# J.C. Steyn en Afrikaans – 'n Viering


REDAKTEURS

Angelique van Niekerk

H.P. van Coller

Bernard Odendaal




# Inhoudsopgawe

# Woord vooraf

## Waaroor, en waarom, hierdie boek?

Met hierdie bundel huldig vriende en kollegas van J.C. (Jaap) Steyn, almal (Afrikaanse) taal- en letterkundiges en/of digters en skrywers, hom hier aan die begin van die negende dekade van sy lewe.

In veral die vakkundige bydraes word sy akademiese werk – as taalkundige, taalhistorikus, biograaf, digter en kreatiewe skrywer – belig. Vir hierdie omvangryke publikasies is hy herhaaldelik bekroon met pryse en toekennings. Die afwisseling van taalkundige, letterkundige en skeppende bydraes in hierdie bundel wil iets weergee van die verskeidenheid van Jaap Steyn se lewenswerk.

Terselfdertyd is dit 'n viering van Afrikaans, die taal waarin J.C. Steyn hierdie rykdom aan prestasies gelewer het.

Die persoonlike en waarderende inslag van verskeie van die bydraes getuig nie net van 'n kollegiale verbintenis met Jaap Steyn nie, maar ook van 'n vriendskaplike verhouding met hom.

Uit van die aangevraagde bydraes blyk dat 'n aantal van die opstelle (hier opgeneem as "hoofstukke") en gedigte (saam met die enkele ingeslote kortverhaal opgeneem as "tussenspele") fokus op die "herkomste" van Steyn as mens, taalvakman, kultuurhistorikus en skrywer. Daarom het die redaksie dit goedgedink om die briefwisseling tussen Steyn en prof. Elize Botha (1973 tot 1991) as 'n soort "voorspel" tot dié bundel, met sy meer persoonlike "tussenspele", in te sluit. Dit betref 'n tydperk waarin van sy belangrikste werksaamhede as kreatiewe skrywer plaasgevind het. **H.P. van Coller** lei dié briefwisseling in. Steyn se briewe getuig van sy gebruiklike deeglikheid, maar ook van sy eiesoortige taalvernuf én persoonlike

nederigheid. Hy verwys byvoorbeeld na sy werk as "my eie 'bedinksels'", voel "ek wil maar liewer oorskryf" en bely hy "gee nogal baie om vir wat familie en vriende sê en dink".

In die eerste hoofstukbydrae, getiteld "Die vergete *Verlore vader* van J C Steyn", wys die Kaapse letterkundige **Chris van der Merwe** op die waarde van dié bespreekte roman vir 'n hedendaagse leser. Hy vermeld onder andere die inspirasie en helende krag wat die romanskrywer Dalene Matthee uit die lees van dié boek van Steyn geput het, juis vanweë die empatie wat straal uit die karakterbeelding. Die homoseksualiteit- en selfdoodtematiek wat in die roman aan bod kom, is juis tans besonder relevant in die Afrikaanse letterkunde. Twee gedigte waarin terugblikke gebied word op Steyn se grootwordwêreld, onderskeidelik geskryf deur **Heinrich Matthee** en **Corlietha Swart**, volg hierop.

Die geskiedenis van Standaardafrikaans en van die stryd om die erkenning van Afrikaans as selfstandige, amptelik erkende entiteit loop soos 'n goue draad deur die publikasies van Steyn. In **Christo van Rensburg** en **Ernst Kotzé** se verhalende vakkundige verslag in hoofstuk 2, vol van die intrige en konflik tussen bekende historiese persoonlikhede, ontvou die feite rondom Nederlands en Afrikaans se verbintenis met mekaar, en spesifiek betreffende die neerslag hiervan in die *Afrikaanse Woordelys en Spelreëls*. Dié Nederlands-Afrikaanse verwantskapsgegewe word tematies ewe sentraal gestel in **Daniel Hugo** se "Onomastiek", wat die tweede digterlike tussenspel van die bundel vorm.

In aansluiting by die standaardiseringsgegewe wat so ter sprake gebring is, word **Rufus Gouws** se "Afrikaanse spitse op die leksikografiese praktyk" opgeneem as hoofstuk 3. Gouws bied 'n oorsig van bepaalde aspekte van die ontwikkeling van die leksikografie in Afrikaans. Die kern daarvan is 'n bespreking van die struktuur- en inhoudskenmerke van een vernuwende woordeboek, naamlik die *Reader's Digest Afrikaans-Engelse Woordeboek/English-Afrikaans Dictionary*. Daar word gewys op die impak wat sodanige vernuwings in die (Suid-) Afrikaanse leksikografiepraktyk op die meta-leksikografie in die breë kan hê.

Gepas is dus dat 'n vernuftige, táálbewuste gedigdrieluik van **Pirow Bekker**, "Apokopoësie" getiteld, hierop volg as derde tussenspel.

In **Annette De Wet** se sosiolinguistiese bydrae (hoofstuk 4) oor Elsa Joubert se outobiografiese vertelling *Spertyd* (2017) word stilgestaan by identiteit, taalverandering en taalhouding as tematiek – onderwerpe waaroor Steyn menigmaal gepubliseer het. Die kwalitatiewe analise daarin, 'n verkennende besinning oor die temas en taalgebruik in *Spertyd*, bied 'n sosiolinguistiese blik op die gevorderde

ouderdom. Die komies-onthutsende belewing van menslike veroudering wat **Hans du Plessis** in sy kortverhaal "Die emeritus en die gespreksgroep" verwoord (vierde tussenspel), skakel tematies hiermee.

**Theodorus du Plessis** se bydrae in die vyfde hoofstuk oor institusionele en akademiese taalbeleid gaan, aan die hand van 'n inhoudsanalise van beleidsdokumentasie, na hoe beleid 'n impak het op taalstatus, taalkorpus en taalprestige in 'n meertalige hoëronderwysomgewing. Die bedroewende verskille in die fokus van akademiese geletterdheidsbewegings gemoeid met die inheemse Suid-Afrikaanse tale met die van taalontwikkelingsbewegings aan hoëronderwysinstellings gerig op die Engelse vaardigheid van studente, word vervolgens aangedui. So 'n bestekopname blyk nodig te wees ten einde die *taalspesies* waarmee ons in die RSA vandag bekend is, se habitat enigsins gunstiger vir voortbestaan te maak. Twee "klaarpraatgedigte", onderskeidelik deur **Johann de Lange** en **Bernard Odendaal**, sluit as vyfde tussenspel tematies aan by hierdie ontstemmende ervaring van die druk waaronder Afrikaans se status in die huidige bedeling verkeer.

Meer optimisties is die beeld van Afrikaans wat uit die verdere bydraes in die bundel uit die verf kom. In hoofstuk 6, "Geskiedskrywing en beskrywing van Afrikaans" word, naas dié van ander taalkundiges, die diachroniese bydraes van Steyn sowel as die sinchroniese en ensiklopediese bydraes van **Wannie Carstens** (die hoofstukouteur) saamgetrek. Ten spyte van die verhaal wat die talle vermelde boekereekse oor Afrikaans vertel, só toon Carstens aan, bestaan daar nog baie leemtes sover dit die beskrywing van die taal aangaan – wat dan as koerswysers aangedui word vir volgende navorsingsgenerasies.

Kreatiewe voortbouing op die grondslae gelê deur voorgangers tree, as motief, na vore in **Joan Hambidge** se gedig "Apophrades" as volgende tussenspel – 'n tematiese gegewe wat belangrik is in die hoofstukke wat hierna volg. In **Angelique van Niekerk** se analise van die identiteit van die verbeelde Afrikaanse gemeenskap (hoofstuk 7) staan die aard van die voorstelling in advertensies waarin Afrikaans se kommoditeitswaarde beklemtoon word, voorop. Dit betref Afrikaanse handelsname soos *Virseker*, die *ATKV*, ensovoorts, en bied 'n mediabeeld van Afrikaanstaliges as (histories gevestigde) verbeelde gemeenskap (*imagined community*). Advertensies word as kulturele konstruksie hanteer in dié bydrae. **Hennie van Coller** se gedig "JCS" (tussenspel 7) laat die kollig bondig val op die "meetsnoere" waarbinne Steyn se lewe en werk sou voortbloei – terwyl hy in sy kritiese studie oor Steyn se representasie van die figure oor wie hy skryf in sy biografieë oor Piet Cillié en M.E.R., aantoon hoe Steyn se eie strategiese

posisionering as skrywer hieruit spreek (hoofstuk 8). Van Coller wys op hoe Steyn die figure wie se lewens hy opteken, bykans posisioneer asof hul karakters op 'n verhoog is. Die herkonstruering van die implisiete outeur (Steyn) uit die biografieë word gesien teen die agtergrond van sodanige narratiewe konstruksie(s), met as implikasie dat die posisionering van die beskrewe lewens noodwendig ook 'n mate van selfposisionering deur die biograaf impliseer.

**Hein Viljoen** se bydrae (hoofstuk 9) bied 'n fokus op die manifestering van kultuurgrensoorskrydings in S.J. du Toit se *Die koningin van Skeba* – allerweë beskou as die eerste historiese roman in Afrikaans. Dit word as werk voorts gesien as 'n hoogtepunt in die uitdrukking van Du Toit se strewe om Afrikaans van 'n taal met lae status te verhef tot 'n kultuurtaal. In aansluiting by Steyn se talle taalhistoriese publikasies wys Viljoen daarop dat mag in die samelewing 'n veelfasettige verskynsel is en dat literêre uitings deels deur die stryd om sodanige mag bepaal word. Die as 't ware mensontmagtende "evolusie van skryf" na aanleiding van tegnologiese uitvindings deur die eeue, vorm weer die tema van Viljoen se gedigbydrae, wat as laaste tussenspel ingesluit is.

In die slothoofstuk van die bundel laat **Anthea van Jaarsveld** die kollig op 'n ander vorm van grensoorskryding val – dié keer betreffende genre-onderskeidings en -raakvlakke. Sy gee 'n dramatologiese lesing van Steyn se "dokumentêre roman" *Dagboek van 'n verraaier* (1978). Die sogenaamde "grenssituasie" in dié werk – en soos dit ook in ander werke van Steyn vergestalting gevind het – kom onder die loep. In haar narratologiese lesing van *Dagboek van 'n verraaier* val die aandag op verskillende vorme van grensoorskryding - veral op die narratologiese, genologiese en genrevlakke.

Die tema- en vakgebiedverskeidenheid waarop gefokus word in die hoofstukke en tussenspele in *J.C. Steyn en Afrikaans – 'n viering*, getuig van waardering vir die diep spore wat J.C. Steyn op verskillende terreine getrap het. Hierdie boek is 'n viering van én sy werk én van Afrikaans. Mag lesers daardeur besiel word.

*Die redakteurs*

*'n Voorspel*

# Behoedsame skaafwerk: Die briefwisseling tussen Elize Botha en Jaap Steyn

geredigeer en van 'n inleiding voorsien
deur H.P. (Hennie) van Coller

In *Gespreksgenoot: 'n brieweboek*, in 2017 gepubliseer deur Litera Uitgewers, word 'n hele aantal briewe aan én van die bekende letterkundige Elize Botha opgeneem. Daar is onder meer 'n interessante briefwisseling tussen haar en Jaap Steyn (bladsye 350–376), waarvan 'n gedeelte hier opgeneem word met vriendelike vergunning van die redakteur, Heilna du Plooy, én die uitgewer, Theresa Papenfus.

Uit die briefwisseling tussen Botha (destyds, dit wil sê in die laaste kwart van die vorige eeu, redakteur van *Tydskrif vir Letterkunde)* en Steyn (destyds 'n debuterende skrywer en digter) blyk 'n groeiende intimiteit en wedersydse vertroue. Baie van die briewe bevat indringende kommentaar op Steyn se skryfwerk én op die proses van skryf self. Briewe van 'n meer persoonlike aard of dié wat handel oor ander sake (die optrede van 'n ongeïdentifiseerde "sluipskrywer"), oor Botha se verskuiwing na die Universiteit van Suid-Afrika en Steyn se verhuising na Bloemfontein en dergelike, word weggelaat. Die briefwisseling tussen hulle wat opgeneem is in *Gespreksgenoot*, strek van 1973 tot 2002, maar dié wat hier opgeneem word van 1973 tot 1991.

---

*Tydskrif vir Letterkunde*<br>
Posbus 1758 Pretoria<br>
1 November 1973

Beste mnr. Steyn

Ek moet verskoning vra dat u nou eers van my hoor, en u baie hartlik bedank vir die toesending van die twee kortverhale en die drama. Ek kan nou reeds vir u sê dat ek "Die Dood van 'n Onopvallende Man" vir publikasie aanvaar. Oor die tweede verhaal wil ek nog 'n bietjie dink, en ook oor die drama (hoorspel) – laasgenoemde is miskien 'n bietjie lank; en dan hoor u vroeg volgende jaar weer van my.

Inmiddels hou ek dus al drie u manuskripte, en wil u verseker dat ek u medewerking hoog op prys stel.

Groete en goeie wense,

Elize Botha

*Tydskrif vir Letterkunde*
Posbus 1758 Pretoria
4 Maart 1974

Geagte dr. Steyn

In aansluiting by ons telefoongesprek van vroeër vanoggend, skryf ek net weer 'n paar stukkies kommentaar hier neer.

U gedigte aanvaar ek vir publikasie, in die Mei-nommer. "Die dood van 'n onopvallende man" sal ek graag teen die einde van Maart wil terughê, as dit kan, ook vir publikasie in die Mei-nommer, as u kans sien om die paar reëls op bl. 3 te wysig – en kan ons maar die een wat ek bo-aan bl. 9 aangedui het, ook maar laat gaan?

Ek weet ek het my miskien blootgestel aan die kritiek dat ek buite-literêre norme gaan toepas toe ek vanoggend die woord "welvoeglikheid" teenoor u genoem het – maar verstaan my asseblief nie verkeerd nie – dis ook 'n kwessie van die "welvoeglikheid" van die verhaal wat miskien deur die minder gesofistikeerde leser misgekyk kan word as hy van stryk gebring word deur die riskante van daardie betrokke stukkies taalspel!

"Op pad na die grens" stuur ek dan, soos u versoek het, terug. Hoewel ek geboei word in dié stuk, deur die betekenismoontlikhede van "grens" wat u daarin ontgin word die verhaal vir my dikwels té "redenerend" in die dialoog tussen die spook en die polisieman – byna asof die verhaal te opvallend gebruik word as 'n geleentheid om 'n bepaalde siening oor landsake uit te werk wat nie 'n noodwendige bestanddeel van die verhaal self vorm nie. Ook die slot is vir my nie heeltemal in orde nie – ek sou wou sien dat die laaste paragrafie heeltemal wegval.

Dié "beredeneerdheid" vorm vir my ook die probleem in "Die meide".[1] Ook die slot hier (u sal sê ek is met g'n slot tevrede nie!) sou ek eintlik meer suggererend wou hê – dat dit eindig met "Sy't nog 'n lap om haar been". Tog: ek stuur dit nie aan u terug nie; oor dié verhaal wil ek nog 'n bietjie dink.

Die hoorspel dan: sal u nie ook vir Jakobus wil hoor Nederlands praat op bl. 14 nie? Of is dit die oom se vrye vertaling wat hy daar aanhaal? En dink maar daaroor na, soos ons telefonies gepraat het, of u nie ook meen dat ons 'n ander afloop vir die

1 Die verhaal is later en in verwerkte vorm onder 'n ander titel gepubliseer.

spel moet hê nie – dat 'n mens selfs Jan se laaste woorde net moet weglaat, en die stuk op Hermanus se vraag laat eindig?

Baie dankie vir u medewerking aan die *Tydskrif*. Ek hoop ek het met dié paar opmerkings voldoen aan u versoek in u brief van 18 November. Ek hoor graag binnekort weer van u.

Hartlike groete,

Elize Botha

—

*Hier ontbreek 2 briewe:*
*( 2/12/74 Botha aan Steyn) en*
*(21 Maart 1975 Botha aan Steyn)*

—

Die Universiteit van Pretoria
Departement Afrikaans
30 Julie 1975

Beste dr. Steyn

Baie dankie vir die "twee stukkies" en die twee briewe. Nee, moet nooit dink dat u 'n laspos is nie [...]. Ek stuur vir u "Ontmoetinge" terug, soos u gevra het, maar ek stel beslis daarin belang en hoop om dit terug te kry as u die wysiginge wat u in gedagte het, aangebring het.

Die stukke interesseer my baie, en ek vind die "spel-element" daarin 'n groot plesier. Maar wat u veral goed regkry, is om dié byna "koue" spel te kombineer met iets wat ek net "ontroering" kan noem [...].

Dus: ek hou "Ek verklaar liefde" en wag op "Ontmoetinge".

En dan sal ek óók nog graag (as dit nie te grypsugtig klink nie) die artikels wil hê wat u in vooruitsig stel, oor "skuld en ondergang" en oor die mode-beheptheid met Afrika. Dit lyk my ook vir die literêre situasie belangrik om besinning oor dié dinge te publiseer.

Baie dankie vir u medewerking aan die *Tydskrif*; ek sal dit waardeer as u maar die vrymoedigheid neem om kritiek te laat hoor as u u soms verwonder oor wat daar alles in staan!

Groete en beste wense,

Elize Botha

*Tydskrif vir Letterkunde*<br>
Posbus 1758 Pretoria<br>
12 Februarie 1976

Beste dr. Steyn

Ek wil graag my stem by dié van vele voeg en u gelukwens met die verskyning van *Die grammatika van liefhê* en die goeie ontvangs wat dit in die literêre wêreld gehad het. Ek voel dat daar ’n bietjie afskynsel van die glorie ook op die *Tydskrif* val, as u my die voorbarigheid sal verskoon, omdat u ons medewerker is!

Ek het weer die stukke deurgekyk wat ons van u het, en besluit om nou, in die Februarie-nommer (wat, helaas, eers in Maart verskyn), “Ek verklaar liefde” te plaas, en ek het ’n redaksionele voetnoot daarby aangebring wat só lui:

“J.C. Steyn se opspraakwekkende debuutbundel poësie, *Die grammatika* ... het einde 1975 verskyn. In sekere sin kan hierdie prosateks as ’n metgesel van die digbundel beskou word!”

Het u beswaar as ek dit bysê? Daar is nog by die bladsyproewe kans om dit weg te laat as u dink dat ek my deur joernalistieke en pedagogiese gevoelens laat wegvoer!

Groete en beste wense,

Elize Botha

NS. Baie dankie vir u mooi woorde aan my oor die MER-program. E.

RAU
Posbus 524
Johannesburg 2000
19 Februarie 1976

Beste dr. Botha

Dankie vir u brief. Hartlike dank vir gelukwensing met die verskyning van die betreffende bundel en "die goeie ontvangs wat dit in die literêre wêreld gehad het", soos u dit noem. Dié ontvangs het wel, vrees ek, in 'n paar gevalle Bodemvaste afmetinge aangeneem. Daaroor voel ek uiteraard 'n bietjie – 'n bietjie báie! – geëmbarrasseerd. Terwyl u "die literêre wêreld" geopper het, wil ek bysê dat dit nie ek was wat die verskriklik indiskrete stukkie in Coenie Slabber se rubriek – die een oor kastige beskeidenheid e.d.m. – geïnspireer het nie. Dit het inteendeel amper tot gevolg gehad dat ek alle betrekkinge met *Rapport* verbreek het; ek het darem die belofte afgepers dat, as daar weer publisiteit van die aard gegee word, ek die politieke rubriek kan staak.

Die beoogde redaksionele voetnota is in orde. As u die woord opspraakwekkende kan uitlaat, sal ek egter baie bly wees.

U woordkeuse "hierdie teks kan as metgesel beskou word" is baie eufemisties. Die woord "sameflansing" sou eintlik beter gepas het. Die stuk wat u wil plaas, is inderdaad 'n sameflansing van sg. gedigte waarvan ek gedag het dat hulle tog seker nie in boekvorm sal verskyn nie. (Op dieselfde manier is 'n stuk wat u vantevore geplaas het, nl. "Die dood van 'n onopvallende man" 'n sameflansing van 'n klompie 'verse' – nie in die betrokke boekie opgeneem nie – waarmee ek nie raad geweet het nie.)

Dankie nogeens vir u brief.

Die beste groete,

JC Steyn

---

*Hier ontbreek 2 briewe:*
*(19 Junie 1976 Botha aan Steyn) en*
*(22 September 1979 - Steyn aan Botha).*

---

Die Universiteit van Pretoria
Departement Afrikaans
1 Julie 1981

Beste Jaap

Dit is nou wel só dat jy my nog tyd gee om te antwoord op jou versoek, maar ek weet tog al klaar wat ek gaan sê, daarom antwoord ek maar gou. Ek beskou dit as 'n kompliment dat jy my vra om na die manuskrip van jou te kyk, en ek is te nuuskierig om "nee" te sê! Ek weet dit sal maar sleggerig gaan met my in die tweede semester, maar só lank sal dit my nou ook nie neem om 180 bladsye te lees nie. Buitendien – ek kan mos nou nie my hand van jou wegtrek nie ...!

Nee, sonder korswil: stuur dit maar as dit gereed is. Ek stel baie belang in wat jy doen, en sal graag help: as dit nodig is, en as ek kan.

Hartlike groete en beste wense,

Elize Botha

Amosstraat 34
Colbyn 0083
Pretoria
17 Januarie 1982

Beste Jaap

Ek het ’n paar keer probeer bel, maar jou nie tuis gevind nie, en inmiddels tog besluit om liewer ’n briefie te skryf – ’n “voorlopige” brief, moet ek sê, want ek kan nog nie al die vrae in jou briewe beantwoord nie. Ek het tussen Kersfees en Nuwejaar kans gehad op die plaas om jou ms. ’n eerste keer rustig deur te lees; in die twee weke sedert ek terug is in Pretoria het ek gehoop om dié leeswerk met nog ’n paar dae se nabetragting te kan afrond – ek is egter dadelik oorval met ’n klomp universiteitswerk, en ek moet Donderdag ’n referaat lewer by die SAVAL-kongres op Potchefstroom. Nou is ek bang dat daar weer te veel tyd verbygaan – daar is immers al meer as 3 maande verby sedert ek jou ms. gekry het! Ek skryf dus nou “voorlopig”.

Eers wil ek net weer sê hoe jammer ek is dat ek, weens die absolute warboel waarin my werkprogram sedert September verlede jaar geraak het, so lank geneem het om by jou ms. uit te kom. Vandat jy my die eerste keer gevra het om na die teks te kyk, het ek daarna uitgesien om dit te lees, en dit was vir my ’n groot kwelling dat ek dit nie gouer kon doen nie. Ek besef dat ek daarmee jou geduld in byna ontoelaatbare mate op die proef gestel het, en ek is dankbaar vir die begrip en bedagsaamheid wat jy getoon het, veral in jou mooi brief van 23 November. Baie dankie.

Laat ek dadelik sê: ek het die ms. <u>geboeid</u> gelees, en ek sê dit eerste, omdat dit jou eerste vraag was in jou brief van 2 September. Vervelig het ek dit nooit gevind nie. Inteendeel – ek kon amper nie ophou toe ek eers begin het nie, en ek dink die verhaal boei, soos jou werk tevore ook, op twee vlakke: die “menslike” verhaal van die vader en sy seuns, én die oproep van eietydse geskiedenis. Ek moes weer onder die indruk kom van die waarde van jou werk as getuienis van hoe die enkeling noodlottig opgeneem word in die strominge van sy tyd: hoe die enkeling deur stelsels tot slagoffer gemaak word. En daarby: hoe die mens ook slagoffer van sy eie, dikwels vir sy medemens verborge, aard is.

Maar oor besonderhede kan ek, na so ’n eerste lees, waarin ek (soos dit ook hoort!) gelees het “om te sien wat gebeur”; en dus op die breë gang van sake gerig was, nie nou al kommentaar lewer nie. Ek het wel ’n vermoede dat jy jou teks swaar laat dra aan verwysings en dokumentasie – of dit “te” swaar is, sal ons maar met ’n tweede

lees moet sien. Maar dan geld hier ook iets anders: jy het sedert 1976 gedoen wat Wayne Booth noem – “the author makes his readers”. Jy het m.a.w. jou lesers reeds afgerig om jou te volg in wat jy doen, en hoe jy dit doen. Ek lees dus nie ’n Steyn-ms. asof (jy het self in jou brief van 15 Oktober Brink genoem) dit ’n Brink-ms. moet wees nie. ’n Steyn-ms. het sedert 1976 iets geword wat sy eie en besondere aard en bestaansreg het. Daarom het ek nie, na my eerste lees, geregistreer dat die teks in sy geheel moet “anders” wees nie: opgebreek word in korter stukke, byvoorbeeld. Een mens kàn getuie wees van al die gebeure, het ek gevoel. Maar goed: ek het gelees sonder om jou briewe eers weer te lees – ek wou myself onbevange voor die teks stel.

Ek besef dat ek dus in hierdie stadium nog baie min kan sê wat jou probleme met die teks sal kan help oplos, behalwe dié sekerlik allerbelangrikste reaksie: dat die bestaan daarvan die moeite werd is! As ek deur hierdie eerste hereksamen- en honneurseksamenmaand geploeg het, sal ek weer daarna kyk – ek hoop nie dit word nou al vir jou gans te lank om vir my te wag nie!

En nou: ek het in die koerant gesien dat jy bevorder is tot professor. Ek is baie, baie bly daaroor: dis ’n posisie wat jou toekom. Mag jy voldoening hê aan die “regte en voorregte” daaraan verbonde en mag jy baie vrug op jou werk sien. Alles wat goed is vir jou in 1982!

Hartlike groete,

Elize Botha

Braamfontein – sentrum 1603
Jorissenstraat 23
Braamfontein 2001
25 Februarie 1982

Beste prof. Botha

Dankie vir die brief wat ek 'n paar dae gelede gekry het en dankie veral (hartlik dank) vir die gedagtes oor "dokumente".[2] Ek is self baie lief vir "dokumente", maar oor een aspek daarvan sou ek graag eendag gedagtes met u wou wissel, dalk saam met Danie van Niekerk. Die gebruik wat 'n mens van dokumente kan maak, hang saam met die antwoord op die vraag: Moet 'n mens op die een of ander manier in die teks 'n onderskeid maak tussen fiktiewe en nie-fiktiewe "dokumente"? Dit voel vir my of 'n outentieke dokument meer waarheidswaarde het as 'n uitgedinkte, al sóú dit ook 'n outentieke kon gewees het.

Miskien hang die (moontlike skyn-) probleem saam met die half wetenskaplike ingesteldheid – dat 'n mens nie jou eie bedinksels wil aanbied as die waarheid nie.

Danie van N sal seker nie omgee nie as ek aanhaal uit sy reaksie op die ms.: "ook oor die kwessie van bronne, fiktief of outentiek, sou ek Elize se mening wil hê? Na my gevoel doen die aanhalings uit koerante, uit Gibbon en allerlei onbekende geleerdes – daarby lang-lang sitate – afbreuk aan die hele idée van 'suspension of disbelief'! Dis asof die telkense aanhalings my afbring uit die roman-wêreld na die vlak van die koerant. Dink daaraan om jou bronne fiktief te maak (sien d verhaal, "Die 3 weergawes van Judas" in d Borges-boek…)."

Vir my sou dit hinder as ek skryf: "Ons het in die koerant gelees dat…" en dan iets vermeld wat nie daarin gestaan het nie…

Maar nou ja, so erg is dit seker ook nie.

Dankie vir die gewilligheid om later die ms. te lees. Op die oomblik wanhoop ek (soos Piet Retief in sy manifes gewanhoop het) daaraan om ooit weer die kans te kry om daaraan te werk. Nog nooit sedert ek by 'n universiteit begin werk het, het ek soveel voorbereidingswerk gehad nie (vanweë 'n nuwe leerplan en nuwe afdelings wat ek moet doseer) en verder wil ek eers, voor ek met die ms. kan begin, antwoord op 'n artikel van prof. R.H. Pheiffer van U.K. oor *Tuiste*, nie omdat hy my kritiseer nie, maar omdat sy gedagtes oor taalhandhawing (eintlik nie-handhawing)

2 Die brief van Elize Botha is geskryf na aanleiding van 'n manuskrip wat sy vir Tafelberg gekeur het.

skadelik sou wees as hulle algemeen aanvaar word. (Dis ’n ontoelaatbare lang sin, seker.) U moet dus asb. nie te gou ’n gewysigde ms. van my verwag nie. Die ou ms. hoef u nie terug te stuur nie, maar as u dit weggooi, sal u dit seblief eers tot niet maak? (“Vernietig” het ek nog nie leer sê nie omdat die “skool van Hiemstra” so daarop gehamer het: “Materie kan nie vernietig word nie,” ek bedoel maar dat dit of stukkend geskeur of verbrand moet word i.p.v. byvoorbeeld ongeskonde in ’n asblik gegooi te word.)

Alles van die beste met u besoek aan Europa. Nog eens baie dankie vir die belangstelling in die betrokke stuk.

Met vriendelike groete,

Jaap

Braamfontein – sentrum 1603
Jorissenstraat 23
Braamfontein 2001
2 September 1982

Beste prof. Botha

Baie dankie vir u brief van 21 Augustus. Ek skryf veral om u te bedank vir die lof vir *Dagboek*.[3] Dis werklik die spreekwoordelike riem onder die hart.

Verder hoop ek die trek na Unisa verloop vlot. Dis 'n verskuiwing wat ek u in sekere sin beny – skrywend verduidelik is vir my makliker as pratend, en daarby kom dit nog dat algemene taalwetenskap 'n al hoe groter frustrasie word omdat dit vir studente 'n vak sonder markwaarde is. Ons 2,3 2e- en 3e-jaarstudente is meestal mense wat hulle so vasgesak het met ander vakke dat hulle ATW as die laaste strooihalm aangryp.

Ten slotte vra ek om verskoning oor ek nie volgende week se vakkongres kan bywoon nie. Ek wóú kom, o.m. omdat ek so 'n swak bywoner is, maar ongelukkig het ek Woensdag èn Donderdag klas tot laat die middag.

Vir Lina, Louis Eksteen, Rudie Botha en 'n paar ander sou ek graag wou hoor.

Soos ek tevore gesê het, is daar geen haas met die manuskrip wat u hopelik al gekry het nie.

Hartlike groete en nog eens baie dankie vir die brief.

Jaap Steyn

3 *Dagboek van 'n verraaier*, wat in 1978 by Tafelberg verskyn het en waarvan Elize Botha die keurder was. Sy het dit ná die verskyning verdedig teen die skerp kritiek van sommige literatore in 'n lesing op Stellenbosch en 'n artikel in *Standpunte*.

16 November 1982

Beste prof. Botha

Ek het net vandag u verslag oor die ms. *Die verlore vader* gekry – baie dankie daarvoor. My hartlike dank vir alles wat u sê, en die nougesetheid waarmee u dit gelees het. Elke wenk is opvolgbaar.

U noem die foute ("foute", soos u tussen aanhalingstekens sê) so versigtig en hoflik dat ek amper moet glimlag! Nee, daardie foute is fóúte, die te min wat die politikus oor sy "verdronge erotiek" gee, die swak oorgange, die te veel aan karakters, die patroon van die hoofstuk, 31e Meie.

Die probleem dáár (by lg.) was die poging om te veel uiteenlopende gegewens te wil inwerk, 'n soort onwilligheid om van party stof afskeid te neem, en dit tot elke prys te behou. Ek het dit nogal oorweeg om van 'n paar karakters ontslae te raak, en nou sal ek dit beslis doen. Die motorfietsryery wou ek uitlaat, maar na wat u daaroor sê, sal ek weer daarna kyk.

T.o.v. die "verdronge erotiek": ek het nogal baie met die gedagte gespeel om tussen die politikus en die sekretaresse Betsie 'n soort verhouding, of liewer: 'n hele misstap (oor die tou trap) te suggereer, maar dit tog gelos (buiten dan die beskuldiging in "Götterdämmerung" wat daar as "'n leuen" bestempel word.) Maar dis moontlik om die suggestie tog te laat sterker word (wat dan die Dawid-parallel ten goede sal kom: Dawid wat moeite gehad het met volk en seun en ook die begeerte na Bátseba, en vir Uria na die "hewigste deel van die geveg" laat pos het) – en so iets kan die jongste seun se haat vir sy pa beter motiveer.

U het ook goed gekyk wat betref die aard van die "verlorenheid" wat nie duidelik blyk nie. Daarom dat ek die titel wou wysig, al is *Die verlore vader* treffender.

U skryf dat u saam na die hoofstuk "My 31e Meie" wil kyk – ek sal u opbel teen volgende week die tyd, d.w.s. ±23 Nov., want ek is nie seker wanneer ons presies klaar sal wees met punte-berekenings nie. Ek is dankbaar dat u bereid is om nog tyd daaraan te bestee in 'n gesprek.

U het ook goed gekyk met u bedenkinkie oor die prof. se kontaklense en die Keniaan se kunsoog – dis blote anekdotisme... U het die stuk werklik goed gelees!

Nog eens my hartlike dank vir die moeite, die tyd wat u bestee het aan die teks, die saaklike en presiese uiteensetting van die foute. Dis die soort kritiek wat ’n mens help omdat dit die gebreke presies diagnoseer.

Met vriendelike groete,

Jaap Steyn

Braamfontein – sentrum 1603
Jorissenstraat 23
Braamfontein 2001
17 November 1982

Beste prof. Botha

Dis ’n besonder moeilike brief vir my – en as u ná die lees daarvan bitter ergerlik vir my voel, is dit my verdiende loon.

Dit gaan, soos u moontlik kon raai, oor die ms. *Die verlore vader*. Die ms. het my van die begin af gehinder, en dis daarom dat ek dit oorgeskryf het. Die oorgeskryfde stuk het my aanvanklik minder gepla, maar algaande kon ek in al hoe minder mate vrede daarmee hê. U verslag was ’n groot oplugting. U het nl. foute uitgewys, maar waardering vir die teks gehad. Maar skaars was die vorige brief gepos, of die twyfel is terug. Dis bowendien versterk deur iets anders.

U weet miskien hoe dit soms gaan: ’n mens praat jou mond verby, ens., ens., en om ’n lang storie kort te maak, ek het die stuk ’n tydjie gelede al vir iemand anders, ook ’n goeie letterkundige, gegee. (Miskien het ek toe al onbewus besluit gehad: ek sal die negatiefste van die twee oordele – syne en u s’n – aanvaar omdat ek self nie meer aan die ms. geglo kan kry nie.) Die persoon was dan ook heeltemal negatief – in sy kritiek op onderdele, sowel as oordeel oor die geheel. Ten dele kom die kritiek ooreen met u s’n; dis alleen heelwat skerper. Daar is bv. die karakterisering (o.m. die verteller wat soms banaal is en soms te ernstig), die struktuur oor die algemeen (daardie einste oorgange wat u ook gehinder het), die styl (oorekspliesiet, nie suggestief genoeg) en – en daarmee moet ek ongelukkigerwys saamstem – hy dink nie die realistiese roman is die soort vorm wat my pas nie.

Daarby het hy iets gesê wat my skielik sterk herinner aan wenke van u en Danie van Niekerk: hy het my op vriendelike wyse na Borges verwys, en u het in ’n brief (11 Februarie vanjaar) na prof. Grenz se lesing verwys, asook na briewe deur Walter Benjamin, en die “versamelinstink”. En u voeg by: “ek het gewonder of jy nie miskien nog groter gebruik van ‘dokumente’ kan maak – jou ‘storie’ nog in groter mate deur jou dokumente kan laat vertel nie.”

Pleks dat ek toe daardie suggestie “opgevolg” het (die Angl. hinder my, maar ek hou daarvan). En die persoon sê ook uit sy eie hy meen die (fiktiewe) dokument is my sterkste punt – ek moet liewer aan so iets dink. Hy het die 3 in gedagte gehad wat in *Tydskrif vir Letterkunde* verskyn het en in *Die verlore vader* ingewerk is.

Nou, wat ek dus wil sê, is dat ek eers weer oor die ms. wil dink, en dan liewer iets pak in die rigting wat u aldrie gesuggereer het. Dit laat my nou baie skuldig voel: u het baie tyd bestee aan die lees, en nou wil ek tog nie verder daaraan werk nie. Maar ek kan doodgewoon net nie werk aan 'n teks waaraan ek nie meer kan glo in sy huidige vorm nie. Dis 'n nie-geloof wat nie voorkom uit die oordele van die mense wat dit gelees het nie: Danie was positief, en 'n skrywer van Pretoria ook! En ook al sou agt ander mense positief wees, en die negatiewe kritikus "draai", sal ek self nie kan glo nie. Dit het lank geduur voor ek tot die finale besef gekom het, maar ek is nou daar. Ek wil maar liewer oorskryf en ook in ander opsig 'n skoon, nuwe blaadjie omslaan.[4]

Ek is bitter jammer dat u die slagoffer van my aanvanklike besluiteloosheid is – as ek maar eerder besluit het, sou ek u gevra het om ook daardie variant liewers te los.

Ek wil u verder van harte bedank vir alles wat u gedoen het, albei manuskripte gelees, kommentaar gelewer en raad gegee het. Baie dankie daarvoor.

Met vriendelike groete, en die beste wense vir die vakansie.

Jaap Steyn

4 Die teks het in 1985 verskyn onder sy oorspronklike titel, *Die verlore vader*. Dit bevat verskeie fiktiewe en outentieke dokumente.

24 November 1982

Beste prof. Botha

Teen hierdie tyd is u seker al baie dik vir my en my briefies. Ek vra om verskoning. My vorige brief was ’n oorhaastige reaksie; na ’n herlees van die opmerkings in u brief-verslag oor die ms. *Die verlore vader* het ek besluit om tog nog daaraan te werk.

Een van die wortels van die kwaad is die mislukte poging om te veel uiteenlopende gegewens te probeer integreer in een aaneelopende teks. Ek meen dat dit moontlik is om ’n mate van eenheid te behou, al word die “dokumente” meer as losser stukke van mekaar gehanteer. Waaraan sal ek nou werk; ek dink dit (die poging om te veel goed te wil inkorporeer) is dít wat u in die hoofstuk “31e Meie” ook gehinder het. En die baie brokkies, persoons- en familiebrokkies, is ook onnodig.

Dit is een van die redes waarom ek nie, soos ek in my laaste brief gesê het, “vrede in die ms.” kon vind nie: ’n Ander rede: ek gee nogal baie om vir wat familie en vriende sê en dink, en vir hulle sal daar beslis te veel dinge in wees wat op die een of ander manier met erotiek, seks, ens. te make het.

Nog eens: dankie vir u verslag, en weer eens ekskuus vir verlede week se briefie.

Hartlike groete,

Jaap Steyn

Universiteit van Suid-Afrika
Posbus 382
Pretoria 0001
20 Februarie 1985

Beste Jaap

Baie dankie vir die toesending van die *Tydskrif vir Kultuurgeskiedenis*. Dis 'n verskriklike verhaal, dié van Ben van Niekerk – jy het baie goed daarin geslaag om dit objektief te hou, maar die verskrikking word daardeur nie minder nie. Ek dink wat my so bang maak daarin, is die "boodskap" dat ons nog steeds in 'n "wilde eeu" lewe, soos die *Transvaler* se hoofartikel-skrywer gesê het.

Maar met hierdie briefie wil ek ook vir jou gelukwens met die aanstelling by UOVS. Jy sou dit sekerlik nie aanvaar het as dit nie vir jou aangename nuwe vooruitsigte bied nie, en kans om jou werk op 'n nòg beter grondslag te plaas. Daarom baie geluk! Mag jy nuwe hoogtepunte bereik – ek is seker daarvan dat UOVS deesdae besondere voordele vir 'n navorser/akademikus bied.

Wat myself betref, is ek jammer dat jy uit Johannesburg weggaan; al het ons mekaar min gesien, was die moontlikheid tog altyd daar. Ek hoop ons verloor nie kontak nie.

Ek hoop ook nie dat jy die gedagte van *Die verlore vader* met al hierdie belangrike veranderinge en verskuiwings laat vaar nie. Ek glo nog steeds dat dit 'n baie belangrike werk is.

Alle voorspoed, en beste wense vir jou, Jaap – seën op jou weg.

Hartlike groete,

Elize Botha

Universiteit van Suid-Afrika
Afr / Ndls
Posbus 382
Pretoria 0001
14 Sept. 1987

Beste Jaap

Baie dankie vir jou brief van 7/9: vir die dank en die mooi wense daarin. En baie, baie dankie vir jou artikel oor Sara Raal se boek. Jy kan natuurlik dink dat dit 'n boek is waarmee ek groot geword het (netsoos met Willie Steyn / L.A. Visagie se *Terug na Kommando*!). Ek onthou nog dat ons op Koesterfontein (waar ons toe gewoon het) 'n baie gewaardeerde en fyn ou buurvrou gehad het (mev. Carrie de la Rey, gebore Victor) wat kampverhale vertel het wat presies met sommige van Sara Raal se mededelings ooreengestem het. Ek het agt jaar oud geword in daardie jaar, en ek het *Met die Boere in die veld* oor en oor gelees. En nie die Engelse om my gehaat nie (my pa se enigste broer was met 'n Engelse vrou getroud vir wie ons baie lief was – hulle het nie kinders gehad nie, en my broer en ek was dus die enigste Lindes-kleinkinders in die familie), maar wel met groot respek en medelye die lyding van ons Boerevrouens en kinders leer betrag. So onthou ek dit. Baie dankie dat jy my dit laat onthou het, Jaap. Baie dankie vir die werk wat jy met soveel toewyding en soveel wetenskaplike uitnemendheid doen. Ek sien geweldig uit na die opstelbundel!

Hartlike groete,

Elize Botha

Amosstraat 34
Colbyn 0083
11 Julie 1991

Beste Jaap

Ek antwoord graag, sover ek kan, op jou brief van 7 Julie! (Ek is altyd bly om 'n brief van jou te kry.)

Eerstens: my *Burger*-dae. Van 1 Aug. 1952 tot 30 April 1953 – dit voel vir my baie langer, omdat ek so oneindig veel daar geleer het: Phil Weber was hoofredakteur, Piet Cillié en Schalk Pienaar assistent-hoofredakteurs; Johannes Grosskopf, P.H. Joubert en Wepener senior verslaggewers; J.J.J. Scholtz by Buiteland; Hennie Cronje hoofsub en Dirk de Villiers nuusredakteur (laasgenoemdes het gesorg dat al my Stellenbosse M.A.-selfvertroue deeglik getemper word!).

Ek is in die algemene redaksie aangestel, die derde vrou in die gelukkige posisie, meen ek. Rykie en Anita van Schalkwyk (later Hamman, nou Van Zyl) was my voorgangers. Ek het gesien dat my manlike eweknieë aangesê word om magistraatshofverslaggewing te doen "ten einde hulle te leer om versigtig om te gaan met feite en nie *Die Burger* met lasteraksies te beswaar nie" (so onthou ek dit), en toe het ek gevra om dit ook te doen. Daarin was ek, soos ek onthou, die eerste, maar net vir 6 weke lank – toe gaan die vroueredaktrise trou (Tertia van der Merwe) en ek moes vir my vriendin Joey de Kock by "Vroue" gaan uithelp (ek was nogal ontstig ...).

Tussen-in het ek 'n bietjie by die Kunsblad en die Byvoegsel ("Bladsy Twee") dingetjies gekry om te doen – 'n sporadiese fliek- of toneelresensie, 'n Skrywerskringbyeenkoms, 'n boekbekendstelling, 'n kunsuitstalling (die "Nuwe Groep" van die jare vyftig), maar nie veel nie.

[...]

Ja, o hemel ja, die Hertzogprys 1967. Ek onthou nie die publisiteit rondom die gebeurtenis nie; ek onthou wel dat dit vir my een van die ongelukkigste episodes in my loopbaan was. Dit was vóór die totstandkoming van die Letterkundige Kommissie in sy huidige gedaante, indertyd is daar jaarliks 'n Hertzogpryskeurkomitee benoem. Die drie lede was prof. G. Dekker (sameroeper), T.T. Cloete en ek. Kom ek sê dit maar so neutraal moontlik: ons kon nie ooreenkom dat *Jaarringe* bekronenswaardig is nie (hoewel ons <u>wel</u> ooreengekom het dat dit die beste van die res was); soos dit destyds gebruiklik was, is 'n breë komitee toe benoem wat moes uitsluitsel gee ten

gunste van bekroning al dan nie, en die uitsluitsel was, ek meen ná behandeling van die saak deur die Akademieraad, dat daar geen bekroning sal wees nie.

Kort en klein: Henriette Grové se werk is in 1967 nie deur letterkundiges na waarde geskat nie, en ja: ek meen ook dit was 'n onreg. Maar ek sou nie wou beweer dat dié onreg noodwendig met die woelinge in en om die Akademie te make gehad het nie. Ek dink steeds, as die keurkomitee 'n sterk, ondubbelsinnige aanbeveling gedoen het, sou die Hertzogprys na *Jaarringe* gegaan het. Miskien, as ek na die beriggewing van destyds sou kyk, hou ek 'n ander mening daarop na, maar ek het, na my wete, nie enige uitknipsels uit dié droewige tyd nie.

Miskien moet jy by Danie van Niekerk hieroor verder navraag doen: ek meen dit was in sy tyd as hoofsekretaris dat dit gebeur het.

Ek hoop hierdie paar opmerkings is nuttig, Jaap. Baie sterkte met die onderneming.

Hartlike groete,

Elize Botha

*Hoofstuk 1*

# Die vergete *Verlore vader* van J.C. Steyn

deur Chris van der Merwe

*Die verlore vader* (1985), J.C. Steyn se tweede roman, het blykbaar vergete geraak. Dit word nie by een van die Suid-Afrikaanse universiteite bestudeer nie, en daar is na my wete geen tesis geskryf waarin die roman grondig geanaliseer word nie. Sy eerste roman, *Dagboek van 'n verraaier* (1978), het aanvanklik groter bekendheid verwerf; dit was vir 'n tyd lank aan die Universiteite van Pretoria en Stellenbosch deel van die studente in Afrikaans-Nederlands se leerplan, maar dit is nie meer die geval nie. Steyn word vandag veral onthou as biograaf, onder andere van N.P. van Wyk Louw en M.E.R., en nie as romanskrywer nie. Sy romans, en in die besonder die "dokumente-verhaal" (Scheepers 2016: 715) *Die verlore vader*, het nie deel van die kanon van die Afrikaanse letterkunde geword nie. Die feit dat *Die verlore vader* vergete geraak het, het moontlik te make met die feit dat baie van die politieke sienings wat daarin na vore kom, in die huidige sosiaal-politieke situasie as gedateerd ervaar word.

Dit was dus met 'n mate van verbasing dat ek in sy outobiografiese vertelling *Sonkyker: Afrikaner in die verkeerde eeu* (2008) die volgende kommentaar van Dalene Matthee gelees het oor *Die verlore vader*:

> Die skryf van *Brug van die esels* was vir my 'n lang, moeilike taak. Hoe dieper ek in die geskiedenis gedelf het, hoe duideliker het dinge vir my geword, maar ook hoe moeiliker.

> Toe kom daar ’n dag waarop ek nie verder kon nie. Of wou nie. Ek het alles afgeskakel en vir die Here gevra om my net te help om eerlik en waardig aan te kondig dat ek die boek nie geskryf kon kry nie. Wat daarop gebeur het, kan ek nie verklaar nie, want in daardie hartseer oomblik steek ek ’n hand uit en vat ’n boek uit die naaste boekrak ek weet nie eers hoekom ek dit gedoen het nie – en die boek wat skielik in my hande was, was *Die verlore vader.* Dit was nie die rak waarop hierdie boek veronderstel was om te staan nie; boeke wat wag om gelees te word, het ’n ander plek in my huis.
>
> Ek het die boek net daar begin lees en die wonderlikste rustigheid oor my voel kom, dit was soos moed wat in my gebly het tot *Brug van die esels* klaar was.
>
> U moet ’n goeie siel hê waaruit dáárdie energie kom. Almal vir wie ek agterna die boek geleen het om te lees, het dit op die een of ander manier ervaar. (Steyn 2008: 284–285)

Ek het by myself gewonder of die meeste Afrikaanse literatore nie dalk ’n belangrike werk misgekyk het nie, en weer gaan lees wat kritici oor die boek geskryf het by die verskyning daarvan. Die kommentaar van resensente was gunstig. J.P. Smuts (1986: 9) het soos volg geoordeel:

> As roman is dit eiesoortig; as tydsdokument ontstellend. Dit bring belangrike verruiming binne die betrokke literatuur en spesifiek die gedefiksionaliseerde prosa in Afrikaans.

A.P. Grové (1986: bladsynommer onbekend) skryf insiggewend en waarderend oor die boek. Hy bespreek die vermenging van fiksie en feite daarin, en sê dan:

> Die vraag is of ons met hierdie mosaïek van outentieke en semi-outentieke dokumente nie juis ’n deur en deur *moderne* roman het nie (beklemtoning deur Grové).

Hy noem die ongewone verbinding van feitelike en semi-feitelike dokumente en verbeeldingsvlugte, en wys soos volg op die eenheid in die verskeidenheid:

> En tog is daar eenheid in die veelheid, want al die stukke is per slot van rekening, soms direk, soms indirek, argumente in die groot debat wat draai om die voortbestaan van ’n volk as sinvolle entiteit en die gevare wat daardie voortbestaan bedreig.

Vir hom (Grové 1986) het die dokumente wat in die boek opgeneem is, steeds ’n aktualiteit:

> En alhoewel sekere dokumente honderde jare oud is, is daar van hulle wat klink of hulle gister hier in Suid-Afrika geskryf is. Kortom, daar sit aktualiteit en stof tot nadenke in die (goedgekose) stukke.

Elize Botha (kyk Du Plooy 2017: 359) het, nadat sy ’n vroeë weergawe van die roman gelees het, die volgende gesê:

> Ek besef dat ek dus in hierdie stadium nog baie min kan sê wat jou probleme met die teks sal kan help oplos, behalwe dié sekerlik allerbelangrikste reaksie: dat die bestaan daarvan die moeite werd is!

Die kommentaar van die bogenoemde lesers het my gebring by die besluit om ’n artikel oor *Die verlore vader* te skryf; om ’n analise van die roman te doen en na te gaan watter waarde die roman vir ’n hedendaagse leser sou kon hê. Daar is gesoek na ’n antwoord op twee samehangende vrae:

- Is hierdie roman, so vol politieke kommentaar uit die vorige eeu, vandag nog aktueel?
- Het hierdie boek werklik ’n helende krag, soos wat Dalene Matthee beweer het? En indien wel, waarin is die helende potensiaal geleë?

## Die verhouding tussen feit en fiksie in *Die verlore vader*

Die boek bestaan uit twee dele. Die eerste deel het die titel “My 31ste Mei” en handel oor krisistye, tye van oorgang, in die lewe van die sentrale karakter, die gewese politikus Pieter van den Berg. Die tweede deel heet “Indertyd” en bevat ’n aantal (skynbaar) historiese dokumente wat Van den Berg versamel het.

Op die titelblad van die roman word die volgende oor die inhoud beweer: “Dokumente van die politikus Pieter van den Berg, versorg, in enkele gevalle vertaal, en ingelei deur J C Steyn”. Die leser word hierdeur mislei, en die misleiding word voortgesit in die “Voorwoord en dankbetuigings”. Die “samesteller”, J.C. Steyn, beweer dat hy ’n artikel wou skryf oor Van den Berg en dat hy die “gewese apartheidsvoorstander en -politikus” oorreed het om saam te werk (Steyn 1985: 1). Die plan kon egter nie uitgevoer word nie as gevolg van Van den Berg se “dood in

’n ongeluk”. Die “samesteller” het wel ’n aantal tydsdokumente van Van den Berg in die hande gekry, en dit word dan aangebied as deel 2 van die roman. Deel 1 bestaan uit verskeie geskrifte van die lede van die Van den Berg-gesin wat die “samesteller” met die hulp van familielede in die hande gekry het: geskrifte deur die seuns Jaco, Karel en Faan, en die skoonseun Peet. ’n Vriendin van Karel, Betsie Vermeulen, word in die Voorwoord bedank vir haar hulp met die oortik van sommige van die dokumente.

Aan die einde van die roman, onder die titel “Opmerkings”, gee die skrywer, op aandrang van die uitgewer, ’n verduideliking van die verhouding tussen feite en fiksie in die boek. Hy verdeel die stukke in vier groepe. Die eerste groep is volledig outentiek, dit wil sê fiksie speel hier geen rol nie; die tweede groep is nie volkome outentiek nie, maar wel gegrond op bestaande feitelike tekste; in die derde groep val die klem op feitelikheid, en die “historiese feite” daarin is “korrek (of ‘korrek’ volgens ’n bepaalde siening van die geskiedenis)”. Die laaste groep, waartoe deel 1 van die boek in ’n groot mate behoort, is fiktief.

Dis miskien jammer dat die uitgewer hierdie “bekentenis” van die skrywer gevra het, want daarmee word die spel met die leser opgehef. Deur aan die begin van die boek voor te gee dat die rol van die skrywer bloot dié van samesteller was, word die illusie gewek dat die boek slegs ’n optekening van feitelike waarheid behels. Deur hierdie strategie, om die lotgevalle van die fiktiewe karakters te verbind met feitelike gebeurtenisse en die feite te verbind met argumente (dit wil sê die interpretasie van historiese gebeure), word die grens tussen feitelike en fiksionele waarheid doelbewus vervaag. Die boek bevat sodoende nie net inligting oor wat gebeur het nie; die feitelike sowel as die fiktiewe gedeeltes bevat interpretasies van wat gebeur het en waarskuwings oor wat sou kon gebeur.

Daar is, soos wat Grové (1986) in sy resensie noem, “’n bepaalde ‘koers’ in die geheel, ’n ratio in die keuse van die stukke”. Die “samesteller”/skrywer is, net soos sy fiktiewe karakter Van den Berg, ’n “feiteverteller” (Steyn 1985: 1); hy wil van sy feite ’n verhaal maak. Agter die dokumente is die “samesteller” voortdurend aanwesig – in die seleksie, rangskikking en verbeelding van die gegewens. Selfs wanneer die “feite” fiktief is, verwys hulle na sake van die dag; gee hulle ’n interpretasie van die politieke situasie van die tyd. Blykens gegewens in die roman is die dokumente van Van den Berg in die negentien-dertigerjare versamel, maar verwys duidelik na die politiek van die tagtigerjare, toe die roman verskyn het. Die vraag is nou: hoe relevant is hierdie politieke beskouings in die huidige politieke diskoers?

# Deel 1 van *Die verlore vader*: ’n Verskeidenheid karakters

Die eerste deel van die roman bevat ’n groot verskeidenheid karakters met uiteenlopende politieke en ideologiese opvattings. Deel 1 is in ’n sekere sin ’n familieroman, die verhaal van ’n familie wat uitmekaar skeur as gevolg van onoorbrugbare verskille. Vervolgens gee ek ’n beknopte bespreking van die karakters wat daarin voorkom. Hieruit sal blyk dat ál die karakters, met hul uiteenlopende standpunte, met empatie uitgebeeld word. Hulle is almal, in die woorde van Vondel (1966: 35), “nochte heel vroom nochte heel onvroom” – elkeen het goeie én slegte eienskappe, en elkeen het ’n stukkie van die waarheid beet. Die tragiek is daarin geleë dat hulle mekaar se andersheid nie kan begryp en aanvaar nie.

Hoewel daar blyke van empatie vir al die karakters is, word alle standpunte kennelik nie ewe veel onderskryf nie. Deur die rangskikking van die dokumente, deur die beklemtoning van bepaalde gegewens, word die voorkeure van die implisiete skrywer duidelik. Daar is, soos Grové (1986) genoem het, ’n bepaalde “koers” in die roman.

## Peet

Peet is die skoonseun van Pieter, die hoofkarakter in die roman. Peet is erg konserwatief en hoegenaamd nie taktvol in die uiting van sy beskouings nie. Teenoor sy swaer Faan, wat homoseksueel is en ‘afwykende’ politieke opvattings het, is hy ongenaakbaar. Faan het per ongeluk Peet se seun doodgeskiet en voel verskriklik sleg daaroor. Faan se gevoelens kan Peet egter min skeel. Hy is woedend oor sy seun se dood sowel as oor Faan se gebrek aan patriotisme, dit wil in terme van hoe hý patriotisme sien. Al sy weersin lê opgesluit in die volgende verwyt jeens sy swaer: “Salueer die vyand, en skiet dan sy eie mense dood.” (Steyn 1985: 27) Hoewel hy later vir Faan om verskoning vra oor wat hy gesê het, het hierdie woorde sy ware houding geopenbaar, en die pyn wat dit vir Faan veroorsaak het, kan nie ongedaan gemaak word nie.

Tog word Peet nie eensydig negatief uitgebeeld nie. Hy is ’n voorstander van ’n tuisland wat, blykens die boek as ’n geheel, beskou word as ’n idee wat ondersteun kan word. Hy openbaar baie simpatie vir ’n atleet, Jannie, wat goed genoeg was om ’n goue medalje by die Olimpiese Spele te wen, maar as gevolg van die sportboikot nie toegelaat is om deel te neem nie. Jannie voel diep terneergedruk, en Peet doen

die moeite om ’n geleentheid te reël waar die atleet in sy item kan hardloop en sy tyd amptelik geneem kan word. Dit blyk dan dat Jannie inderdaad goed genoeg was om ’n goue medalje te wen. (Dis egter ’n vraag of die prestasie Jannie beter sou laat voel het, en of dit nie sy terneergedruktheid erger sou gemaak het omdat hy nie aan die Spele kon deelneem nie.)

Met hierdie toneel word die pyn geopenbaar wat die boikot sportlui aangedoen het wat alles moontlik opgeoffer het vir die verwesenliking van hul ideaal om ’n top-atlete te word, maar nie toegelaat is om internasionaal deel te neem nie. Peet het simpatie met die atleet se leed en probeer dit versag met die reëling wat hy tref. Maar ook hier, soos in die res van die roman, is daar ’n ‘veelkantigheid’ in die uitbeelding, ’n saambring van verskillende standpunte. Prof. Willem Greyling, die liberale teoloog, vind die sportboikot in orde:

> Soos nou gebeur het, het mense al by ons deur aangeklop en is weggewys; so wou atlete al by ons die geleentheid soek om te presteer, maar dit is hulle ontneem. In wese boet ons jongmense vir die sondes van die vadere, die sondes van die volk. (Steyn 1985: 39–40)

Verskillende standpunte word gehoor, hoewel nie almal ewe veel simpatie by die implisiete outeur van die boek wek nie, soos vroeër genoem. Die geïmpliseerde politieke beskouings is in deel 1 subtiel aanwesig, maar kom in deel 2 duideliker na vore; die meriete van die karakterbeelding in die roman is dat die politiek van deel 2 nie die karakterisering in deel 1 ondermyn nie.

## Jaco

Die eerste drie hoofstukke in “My 31ste Meie” is briewe van Pieter aan sy oudste seun, Jaco. Jaco is met ’n Amerikaanse vrou, Joan, getroud, en dit bring mee dat Jaco, onder invloed van sy vrou, die tradisies en waardes van sy vader prysgee. Joan het geen belangstelling in die familiegeskiedenis of in die geskiedenis van die Afrikaner nie. Hulle kind, met die Engelse naam Jimmy, word in die ma se taal en volgens die ma se waardes grootgemaak, en dit laat Pieter dink aan “’n Nuwe liedjie op ’n ou deuntjie”, ’n gedig van C. Louis Leipoldt met ’n strofe van die tradisionele “Siembamba”-liedjie as motto. Pieter verander die woorde van ’n gedeelte van die Leopoldt-gedig om die betekenisimplikasie daarvan op sy eie situasie van toepassing te maak:

> Siembamba, jy wat my hoop was,
> Siembamba, ons nasie se hoop was,
> Ruk sy tong uit, gooi hom in die sloot,
> Ons moet hom mis, ons smoor hom maar dood.

In Leipoldt se gedig word die kind se dood veroorsaak deur die ellendige toestande in die konsentrasiekampe tydens die Anglo-Boereoorlog, waar duisende Afrikanerkinders gesterf het; daarteenoor word die "dood" van Jaco se kind, sy verlies van Afrikaner-waardes, deur die ouers self veroorsaak. "[O]ns nasie se hoop" is sodoende daarmee heen. Daarom was elke dag saam met Jaco en sy gesin vir Pieter 'n 31 Mei (Steyn 1985: 9).

Hiermee kom die motief van die verlore seun na vore – die seun wat die hoop was, word in 'n Engelse omgewing groot, waar sy pa die waardes prysgee waarmee hý grootgemaak is. Dit gaan egter nie net om Pieter se seun en kleinseun wat verlore is nie, maar die vader self is ook verlore. Pieter, wat sy kinders wou verenig op grond van die waardes waarin hy glo, moet sien hoedat sy seun verlore gaan. Anders as die vader in die gelykenis van Jesus, kan die vader hier nie uitsien na 'n finale terugkeer van die seun nie. Jaco kom kuier, maar net vir 'n kort tydjie, en keer dan terug na sy tuiste waar hy en sy gesin volgens Amerikaanse waardes leef. Die motief van die verlore seun word dus uitgebrei tot dié van die verlore vader. Meer nog: uiteindelik gaan dit in die boek oor die ondergang van 'n familie – "'n hele familie verlore" (op. cit. 17).

Pieter skryf briewe aan Jaco met 'n tweeledige doel voor oë: om sy eie hart uit te praat, maar ook om sy seun te herinner aan die waardes wat hy van sy vader ontvang het (op. cit. 7):

> Die doel van hierdie brief is nie om met jou te raas nie, maar om my hart uit te praat. "Ek het gepraat en my siel gered," het die Romeine gesê. Hopelik red ek joune ook.

Die vader skryf dus vanuit die behoefte om uiting te gee aan sy diepste gevoelens, maar ook met die hoop om sy seun te oorreed tot die lewensbeskouing van sy vader. Die begeerte tot ekspressie en tot oorreding is sy redes vir die skryf van die brief. Sou dieselfde tweeledige skrywersintensie dalk op die roman as geheel toegepas kon word?

Hoewel Pieter se drie briewe aan Jaco die indruk wek dat Jaco 'n verlore seun is, is dit nie heeltemal die geval nie. Wanneer Jaco en sy gesin op besoek is by Pieter, laat klein Jimmy 'n familie-erfstuk val sodat dit breek, 'n bord met tonele uit die

Anglo-Boereoorlog, en sy ma vee die skerwe onverskillig bymekaar. Dan gebeur egter die onverwagte. Jaco sê vir sy pa in Afrikaans: "Moet tog nie vir Ouma sê nie." Dit lei by Pieter tot die volgende latere geskrewe reaksie (op. cit. 10):

> Maar daar is: "Moet tog nie vir Ouma sê nie." Dis die belangrikste sin in hierdie brief, en ek bedank jou daarvoor. Soos 'n drenkeling aan'n strooihalm klou, hou ek teen my aanvegtings van twyfel vol dat dit iets méér beteken [...]. Jy het ons nog nie heeltemal verloor nie. Jy het by ons behoort, net 'n paar misrabele sekondes, maar jy het behóórt, en dit alleen bewaar my van die wanhoop.

Ook hierdie woorde kan op die roman as geheel toegepas word – die visie van ondergang gaan gepaard met hoop, 'n vashou aan die hoop teen alles in wat wanhoop kan veroorsaak.

## Karel

Van die kinders in Pieter se gesin staan Karel in baie opsigte die naaste aan sy vader. Uit sy artikel oor Poolse nasionalisme blyk dit dat hy, soos sy pa, 'n voorstander is van trou aan volk en taal (op. cit. 45 en verder). Anders as sy jonger broer Faan, is Karel bereid om grensdiens te doen. Aan die grens word hy ernstig verwond, en omdat die verwonding sy seksuele vermoë benadeel het, besluit hy om die verhouding met sy vriendin, Betsie Vermeulen, te beëindig. Hy reken dat daar nou niks van waarde vir hom in die lewe oorgebly het nie, ondanks sy vader se troostende woorde oor 'n nie-liggaamlike liefde (op. cit. 54):

> My pa het gepraat, jy kan sê "mooi" gepraat, oor dinge soos jou heg aan iets buitekant die eie ek, maar dis woorde, behalwe dat daar niks meer vir my oor is nie. Alles dooie, morsdooie woorde.
>
> Ons het mekaar liefgehad en dit was mooi, maar ons moet opnuut begin. Die lewe het my van jou losgeskeur [...]. Liefhê sonder lyfhê is 'n fabel.

Tog wil dit voorkom of sy vader wel gelyk gehad het in sy siening van 'n liefde wat nie bloot van liggaamlike aard is nie. Betsie se liefde vir hom het kennelik nie verdwyn ná sy verwonding nie, soos blyk uit die feit dat sy Karel se skryfwerk getrou versamel en bewaar het. Na die dood van Karel se ma, iets wat hy diep betreur, skryf hy aan Betsie (op. cit. 61): "Dat jy binnekort weer hier is, is vir my 'n troos." En in sy laaste brief aan haar verklaar hy direk (op. cit. 64): "Ek het jou lief."

Deur middel van Karel word die vraag implisiet in die roman gestel: Wat is ’n held? Die suggestie is dat Karel wel ’n tipe held is, maar nie van die konvensionele soort wat alles gewilliglik opoffer vir volk en vaderland nie. In sy derde brief aan Jaco vertel Pieter van Karel se verwonding (op. cit. 19). Hy vertel dat Karel nie klakkeloos die volgende woorde van “Die Stem” kon uitspreek nie: “Ons sal lewe, ons sal sterwe, ons vir jou...” Of sy grensdiens die prys werd was wat hy betaal het, weet Karel nie, en daarom sê hy aan sy pa: “Ek is nie ’n held nie”. Hy ervaar ’n intense pyn, fisies en emosioneel, wat te diep is vir woorde. Al wat vir hom oorbly, is om dit te aanvaar waaraan hy niks kan verander nie. Karel is ’n tipiese slagoffer van oorlogstrauma; dit blyk uit sy gevoel dat die lewe alle betekenis verloor het, en uit die feit dat hy nie woorde kan vind om sy ervaring te beskryf nie.

Elders is (Van der Merwe & Gobodo-Madikizela 2008: 6) soos volg oor die ervaring van trauma geskryf:

> Overwhelming trauma is like an earthquake, wiping out the world as it was known; and the daunting challenge is to build a new narrative that connects the trauma with the life coming before and after it.
>
> Extreme trauma leads to a loss of words, because language is insufficient to describe the experience.

Daar is twee episodes wat suggereer dat Karel tog as ’n held gesien kan word. In ’n radio-onderhoud (op. cit. 43) kom dit uit dat Karel in die grensoorlog meer as een keer sy lewe gewaag het om ’n mede-soldaat te gaan haal wat swaar gewond was. Dit het hy gedoen sonder om ’n opdrag daartoe te kry. Hierdie blyke van heldhaftigheid moet sy ondervraer in die roman feitlik trék uit Karel; hy praat daaroor asof dit niks besonders is nie.

In ’n tweede episode wat hier ter sake is, word vertel van ’n dwaasheid wat Karel begaan het – hy word deur ’n maat oorgehaal om plofstof en wapens te gaan begrawe op ’n gemeenskaplike vriend se plaas, ingeval dit eendag nodig mag wees in ’n opstand teen onderdrukkers van volk en taal. Die wapens word egter deur die polisie ontdek en die plaas-eienaar, wat niks van die aanwesigheid daarvan geweet het nie, is in groot moeilikheid.

Die twee vriende wat die wapens begrawe het, wil albei hulself aan die polisie oorgee om die onskuldige man te laat vrykom. Die vriend wat vir Karel oorreed het om die wapens te help begrawe, staan egter op trou en het ’n belowende lewe voor hom. Daarom besluit Karel, ter wille van albei sy vriende, dat hý die een is wat tronk toe moet gaan. Die verloop van sy lewe verkry hier iets tragies, in die

tradisionele sin van die woord – dit herinner aan ’n Griekse tragedie, waar die noodwendige gang van gebeure veroorsaak word deur ’n noodlottige verbinding van situasie en karakter. Karel ontwikkel tot ’n tragiese held, een met ’n tragiese vergissing (*hamartia*) – die wegsteek van die wapens – as lot, maar wat tog heroïes optree in sy reaksie op die katastrofe wat hom tref.

Karel se lotgevalle herinner aan dié van die hoofkarakter in N.P. van Wyk Louw se hoorspel *Die held* (1962). Sentraal in die hoorspel is die vraag: Wat is ’n held? Dit blyk dat daar verskillende tipes helde is – naas die tipiese volksheld is daar ook iemand soos die karakter Louis Girod, ’n misdadiger wat gevang word omdat hy daarvan verdink word dat hy deel van die Franse ondergrondse verset teen die Nazi’s is. Dié karakter is bereid om onskuldig ter dood veroordeel te word sodat sy vrou en kind kan dink dat hy ’n volksheld is, en nie uitvind dat hy inderwaarheid ’n misdadiger is nie. Sodoende kan hy vir sy seun ’n rolmodel wees in plaas van iemand vir wie sy kind hom moet skaam. Aan die einde van die hoorspel (Louw 1962: 36) haal die verteller die woorde van Jesus aan – sonder om die aangehaalde sin te voltooi: “Daar is gesê: geen groter liefde het ’n man as dat hy sy lewe gee vir ... wat was dit ook?” Die woorde van Jesus wat ontbreek, is “vir sy vriende” (luidens die evangelie volgens Johannes 15: 13).

Die hoorspel eindig (Louw 1962: 37) met die volgende woorde van die dokter:

> Die heldedom, so lyk dit vir my, is, soos van die heiligheid gesê word:
> ’n vreemde ingewikkelde ding.
>
> As ons trou is ...
> Wááraan is ons trou?
> Of maak dit saak?

Jesus se woorde is op Karel van toepassing omdat dié hom opgeoffer het vir sy vriende en bereid was om tronkstraf uit te dien sodat hulle kan vry wees. Dit is ironies dat hy so geringskattend oor sy selfopoffering praat (Steyn 1985: 64): “Hoeveel liewer sou ek nie vir ’n heldedaad wou boet nie!” Karel het ook die verhouding met Betsie beëindig omdat hy haar vry wou laat om ’n man te kry wat haar seksuele behoeftes kan vervul. Hy is inderdaad die held van die roman, iemand wat homself gegee het ter wille van ander.

## Faan

Faan is die kind wat skynbaar die verste afwyk van die weë van die vadere. Hy deel nie die politieke opvattings van sy vader nie en boonop is hy homoseksueel. Daar ontwikkel ’n liefdesverhouding tussen hom en Eugene Thomas, wat van huis uit Engels is en skerp kritiek teen apartheid lewer. Onder sy invloed kom Faan onder die indruk van “die onhoudbare aspekte, volgens hom dus álle aspekte, van apartheid” (op. cit. 21). Anders as Karel, is hy nie bereid om grensdiens te doen nie, en hy is gewillig om die Black Power-saluut te gee as dit ’n lewe kan red (op. cit. 12). Hy hou nie daarvan om wapens te hanteer nie, en wanneer die familie saam in die motor ry en op ’n groep klipgooiende betogers afkom, skiet die lompe Faan per ongeluk sy suster se kind dood met die rewolwer wat sy vir hom gegee het. Die gebeure vergroot die breuk tussen die broers; die gesin is duidelik nie in staat om in harmonie saam te leef nie. Faan is die ongeluksvoël in die familie, die uitgeworpene. Uiteindelik verlaat hy die land en gaan hy saam met Eugene in Londen woon.

In die hoofstuk “Kladboek van ’n ongeluksvoël” leer die leser Faan beter ken. In hierdie “kladboek” van hom is daar ’n vermenging van historiese verhale, persoonlike ervarings en verbeelde tonele. Ook die historiese verhale is persoonlik van aard; implisiet word die gesindheid van die verteller daarin geopenbaar. So byvoorbeeld is daar kennelik ’n indirekte verwysing na die Afrikaners in “Götterdämmerung” (op. cit. 66-68), ’n kladboekgedeelte wat handel oor die nederlaag van die Duitsers in die Tweede Wêreldoorlog. Aan die einde van die oorlog is daar by baie Duitsers ’n besef van skuld: “’n Volk wat so iets toelaat, het geen morele grond om te bly leef nie,” is die gevolgtrekking (op. cit. 67). Al hoe meer Duitsers kom nou tot insig aangaande wat hulle verkeerd gedoen het (op. cit. 67-68): “Gelukkig ook dat alles sterf: Germaanse ideale, Ariese arrogansie, Duitse dwepery. Die Germaan het sy ondermaanse gesien.”

Nogtans ervaar Georg en Elizabeth, die twee Duitsers in hierdie stuk wat erg krities is teen wat die Nazi’s gedoen het, verrassende gevoelens wanneer hulle na ’n vioolkonsert van Beethoven gaan luister, met as toegif aan die einde ’n deel van Wagner se musiekdrama *Götterdämmerung* (op. cit. 68):

> En ondanks hulleself voel Georg en Elizabeth saam met al die ander in die saal in hul hart ’n onuitspreeklike smart oor die komende ondergang, ’n traanlose ween oor die sterwende vaderland, die verlore volk. Verniet het hulle geleef: Beethoven en Bach, Goethe en Schiller, Wagner en Nietzsche.

Soos dikwels in die kladboek, bring Faan sy emosies indirek tot uiting; Georg en Elizabeth is sy alter ego's, draers van sy diepste gevoelens. Soos hulle, voel hy diep ongelukkig oor die onreg wat sy mense gepleeg het; maar ook is hy gevul met 'n onuitspreeklike verdriet oor die ondergang van 'n volk wat uitsonderlike kunstenaars en denkers opgelewer het. Faan se gevoelens oor sy mense is dus nie ongekompliseerd nie. Hy is tegelyk kwaad en hartseer.

Faan se pynlikste emosies is dikwels verskuil in die karakters oor wie hy skryf; wat vir hom te moeilik is om direk te sê, word sodoende verhuld aangebied. Een van die strategieë wat hy gebruik, is om die derdepersoonsvorm te gebruik wanneer dit kennelik oor sy eie ervarings gaan. In sy herinnering aan die kind wat hy per ongeluk doodgeskiet het, word die ondervinding byvoorbeeld vanuit die derdepersoonsperspektief aangebied, as die ervarings van 'n ander (op. cit. 70):

> Hy kyk. Dis bloed. Bloed is dikker as trane. Bloed – en hopelik sy eie. Hopelik sterwe hý. Maar dis 'n kind, seuntjie van sy suster. Die liggaam is verbrysel. "Jy het my kind vermoor!" Vir altyd sal hy bekend staan as die man wat sy susterskind doodgeskiet het – dit was so 'n pragtige kindjie.

Besonder pynlik is ook vir Faan die herinnering aan die gesprek met sy pa toe hy wou vertel van sy homoseksualiteit. Ook hier soek Faan, die verteller, afstand tot die gebeure deur die gebruik van die derdepersoonsperspektief: "Ek was getuie van 'n ander gesprek oor die onderhawige saak – die kwaad – tussen Faan en sy pa" (op. cit. 73). Faan vertel dus wat met Faan gebeur het.

Die gesprek met die vader word voorafgegaan deur 'n gesprek van Faan met Peet en Magriet, waar laasgenoemde Faan se suster is. Peet beskou homoseksualiteit as 'n kwaad wat in die kiem gesmoor moet word, maar niemand wil hierdie "kwaad" by die naam noem nie – dit is te afskuwelik vir woorde (op. cit. 73). Faan self deel die negatiewe siening van homoseksualiteit – in die gesprek met sy pa noem hy homself 'n "mislukking" omdat hy anders is as die meerderheid van die bevolking (op. cit. 74). Helaas kry hy geen troos by sy vader nie; sy pa is nie bereid om openlik oor die kwessie te praat nie, nog minder om sy seun te aanvaar soos hy is. Daarom kom Faan tot die volgende konklusie (op. cit. 74):

> Swyg. Moenie bieg nie. Lieg liewer stilweg: Die donker uit jou lewe weg. Moenie bely nie – ly liefs in duisternis leegheid.

Wanneer Faan subtiel laat blyk dat hy vervulling gevind het in die liefde vir ’n ander man, is dit vir sy pa volkome onaanvaarbaar – volgens hom moet ’n mens onderdruk en aflê wat verkeerd is (op. cit. 75-76):

> ’n Mens moet leer om jou hele lewe deur prys te gee, te verloor, afstand te doen. Die lewe is een groot verloor, jy word teleurgestel, ideale word nie verwesenlik nie, mens besef hoe walglik sleg jy is, maar jy kan die verloor vir jouself aanneemliker maak, veredel selfs, jy kan met jou verloorderskap leer saamleef, mits jy luister na jou gewete.

Die gesprek is vir Faan ’n bewys dat sy vader hom nie liefhet nie (op. cit. 76). Daar is vir hom uiteindelik net een uitweg: om met Eugene uit te wyk na Londen. Dis vir hom sowel ’n uitkoms as ’n tragedie – hy kan slegs geluk vind deur sy land en sy familie te verloor.

Sy pa se advies aan hom is in meer as een opsig ironies. Daar sit baie wysheid in die stelling dat dit in die lewe nodig is om prys te gee en afstand te doen; maar hy fouteer gruwelik deur homoseksualisme te assosieer met wat “walglik sleg” is. Verdere ironie is daarin geleë dat dit later blyk dat die vader, Pieter, self homoseksuele neigings het, en dat die besef skynbaar vir hom so walglik is dat hy sy eie lewe beëindig. Sy negatiewe siening oor homoseksualiteit is uiteindelik selfvernietigend.

In die “Voorwoord” is daar ’n raaiselagtige opmerking van die “samesteller” waaruit blyk dat dit nie duidelik is of die opmerkings en kommentaar in “Kladboek van ’n ongeluksvoël” deur Faan of deur sy pa neergepen is nie. Die handskrif van die pa en die seun is naamlik opvallend eenders (op. cit. 2-3). Hierdie terloopse opmerking help om die verhale van vader en seun inmekaar te laat vloei – die appel val nie ver van die boom af nie. Hulle het dieselfde drange wat nie beheer kan word nie; net hul reaksies daarop verskil.

## Pieter

Pieter is die hoofkarakter van die roman, die “verlore vader” waarna in die romantitel verwys word. Hy is soos die Bybelse Eli (op. cit. 24) wat as vader misluk omdat hy nie sy seuns op die “regte pad” kon hou nie en wat as verlorene sterf.

In hom as karakter word die twee sentrale temas in die boek verbind: die politiek en homoseksualiteit. In die lang hoofstuk “Weg van apartheid” gee hy die redes waarom hy as lid van die Nasionale Party tot die politiek toegetree het. Die titel van die hoofstuk is dubbelsinnig: dit dui op Pieter wat besluit het om

op die apartheidsweg te gaan, maar dit bevat ook ’n suggestie dat daar weg van apartheid beweeg is. Die Soweto-opstand van 1976 is vir Pieter ’n geskiedkundige waterskeidingsoomblik. Hy besef dat die politieke toestand onherroeplik verander het (op. cit. 99):

> Die hoofstroom van die Suid-Afrikaanse geskiedenis, dié van integrasie, sou voortaan sterker vloei en die paar wat teen die stroom probeer swem het, sou moes koers verander of sink.

In dié hoofstuk motiveer Pieter sy toetrede tot die politiek; hy spreek idees uit wat algemeen was onder Nasionaliste in die dertigerjare van die vorige eeu. So byvoorbeeld word die verhaal vertel van die huwelikspaar, Klaas en Claudia – van die ellende omdat Claudia se ma “met ’n naturel deurmekaar gewees” het (op. cit. 87). Klaas en Claudia het twee kinders: die een lig, die ander een donker. Dit lei tot allerlei spanninge in die familie, want ’n donker huid word algemeen as skande beskou. Andrew, die donker seun, het ’n swak gestel en sterf op vroeë leeftyd. Die dokter wat vir Andrew besoek het, lewer die volgende kommentaar (op. cit. 90):

> En dan sê die mense nog God is wreed! Is dit Gód wat wreed is, of is dit die mens wat nie die natuurwette wil gehoorsaam nie, of ’n regering wat nie ’n wet wil maak teen die lyding en ellende wat gemengde huwelike meebring nie?

Wetenskaplikes en denkers wat hulle teen rassevermenging uitspreek, word aangehaal, byvoorbeeld Santayana (op. cit. 92):

> Some races are obviously superior to others [...]. It is therefore of the greatest importance not to obscure this superiority by intermarriage with inferior stock, and thus nullify the progress made by a painful evolution and prolonged sifting of souls.

Pieter se besluit om politikus te word, is deur angs gemotiveer, angs vir die “swart gevaar” asook angs vir assimilasie en die verlies van ’n aparte volksidentiteit. Die insluiting van die verhaal van Klaas en Claudia, en ook die aanhaling van Santayana, bied implisiete ondersteuning en begrip vir Pieter se emosies; maar hierdie tipe gevoelens het vir baie hedendaagse lesers hul relevansie verloor. Meer relevant vandag is sy verdediging van die bewaring en ontwikkeling van die moedertale, die van Afrikaanssprekendes sowel as van sprekers van Afrika-tale (op. cit. 93).

Soos baie van die Nasionaliste van sy tyd, het Pieter groot waardering vir die Tomlinsonverslag, wat aparte tuislande as die oplossing sien vir Suid-Afrika

se rasseprobleem. Hy steun die beskouing van die kommissie dat dit noodsaaklik is dat "die blankes die nodige finansiële, tegniese en ander hulp verleen om hierdie gebiede te laat ontwikkel" (op. cit. 95). Die regering het egter twee sentrale aanbevelings van die kommissie verwerp: om blanke ondernemers in die tuislande toe te laat en om meer geld te bestee aan die ontwikkeling van die gebiede. Hieroor is Pieter baie teleurgesteld, want dit maak die tuislandbeleid as realistiese oplossing onmoontlik. Hierdie besluit van die regering, saam met die Soweto-opstande van 1976, is twee van die belangrikste "31 Meie" vir hom.

In dié politieke uiteensettings is daar wel iets van die veelkantigheid wat die roman as geheel kenmerk. Ondanks sy verdediging van apartheid, wat die instelling van instromingsbeheer noodsaaklik maak, toon Pieter simpatie met 'n vlugteling uit Mosambiek wat trane stort wanneer hy hoor dat hy die land moet verlaat (op. cit. 104):

> Daar het trane in sy oë gekom – ek het woede verwag – en ineens het ek hom jammer gekry: 'n eensame man in 'n vreemde land wat destyds amptelik 'n vyand was van die beloofde land waarheen hy gevlug het omdat daar nie genoeg kos en werk was nie; 'n vrywillige balling wat die taal nie verstaan nie en slegs woonplek en werk wou hê.
>
> 'Goed dan, bly dan maar,' het ek gesê.

Wat ongenoem bly, is dat die situasie van hierdie man uit Mosambiek nie wesenlik verskil van die situasie van vele mense uit die tuislande nie, wat in die tyd van apartheid werk in die "blanke gebiede" gesoek het en vervolg is omdat hulle aanwesigheid onwettig was.

In die laaste afdeling van "Weg van apartheid" is daar 'n verrassende wending (op. cit. 114-117). Pieter gaan na 'n "buffalo rally" om vir Faan daar te gaan haal, maar word dan deur Faan se vriend Eugene oorreed om agter op sy motorfiets te klim en 'n gevaarlike roete te ry – een "met skerp draaie, deur knikke en donga's, tussen los klippe en bierblikke deur, bottels en bottelskerwe, mense sonder belangstelling en mense sonder klere" (op. cit. 116).

Die rolle tussen Pieter en Faan is nou omgekeer – Faan pleit by sy pa om nie op die motorfiets te klim nie. Faan weet die rit is nie net gevaarlik omdat sy pa van die motorfiets kan val nie, maar ook omdat dit vir Pieter 'n verval sal meebring van die morele waardes wat betekenis aan sy lewe gee. Pieter besef dit ook (op. cit. 115):

> Dis verkeerd, sê die bekende stem van intuïsie en gewete. Jy mag nie, jy behoort nie. Dis sonde, misdaad, onverskilligheid, alles wat verkeerd is.

Nogtans gaan hy voort, word hy deel van ’n byeenkoms gekenmerk deur die verlies van alle waardes waarin hy geglo het (op. cit. 116):

> Dis of ’n mens jou klipdoof hou vir die stem van God en die natuur, en iets in jou eie natuur oorneem sodat jy welgeluksalig en vol vreugde die rebellie van die gewete en die opstand van die intuïsie versmoor.

Die ondergang van Pieter en dié van sy volk word verbind (op. cit. 117):

> Ons is op ’n doderit, ’n dodedans, ’n doodloopstraat. Ons sterf; ons is aan sterwe, ons groet ’n eeu, ons groet ’n era.

Pieter is in ’n doodloopstraat, soos die Afrikaners. Daar is ’n tragiese gang in die lotgevalle van indiwidu en volk; die ondergang word, soos in ’n tipiese tragedie, meegebring deur gebeure van buite sowel as ’n tekort van binne.

Hierdie toneel, waarin Pieter homself oorgee aan onderdrukte drange, berei die leser voor op die volgende, raaiselagtige hoofstuk, getitel “Die verloorder”. Die “samesteller” het aan die begin genoem dat die skrywer van die stuk onbekend is, omdat dit getik is sonder ’n naam daarby. Geen karakter word ook in die geskrif by die naam genoem nie. Daar word vertel van ’n man in ’n motor wie se wellus opgewek is deur ’n besonder aantreklike ryloper wat langs die pad gestaan het. Die motorbestuurder van wie vertel word, is kennelik die verteller self, hoewel dit verskuil word – soos telkens in die roman word eerste- en derdepersoonsperspektiewe afgewissel as daar van pynlike gebeurtenisse vertel word. Op ’n beskutte plek met baie bome hou die man stil en die twee klim uit; hy soek toenadering by die ryloper, maar die ryloper vlug en jaag weg met die motor. Later gee hy die motor by die polisie af en maak ’n aanklag van uitlokking teen die man wat hom opgelaai het.

Dit veroorsaak ’n krisis by die man en lei tot verdere verrassende ontwikkelinge. Vir die eerste keer bely hy nou openlik ’n liefde wat hy tot dusver geheim gehou het. Hy neem afskeid van die geliefde, hy neem ook afskeid van ’n lewe van leuens (op. cit. 121):

> Maar ek skryf veral om afskeid te neem. Ons het soveel aan mekaar gehad; ek sal met ’n leuen sterf as ten minste jý nie die waarheid weet nie. Nou moet ons dus groet.

Dit was kennelik ’n homoërotiese liefde; daarom moes dit weggehou word van die mense wat nie sou verstaan nie. Sy lewe is verby, maar die waarheid van sy liefde kan nou behoue bly, omdat dit op skrif gestel is. Hy het besluit om sy lewe te neem as gevolg van die ervaring met die ryloper (op. cit. 121):

> Vanoggend het ek opgestaan, gelees, gebid en vanaand moet ek my lewe neem. ’n Ek wat ek nie geken het nie, het brutaal, manhaftig, onweerstaanbaar in my lewe ingebars. Waarvandaan? Dit het êrens in my lewe geskuil en skielik het ek iemand ontmoet en myself leer ken.

Hy wil sy selfdood soos ’n ongeluk laat lyk. Sodoende kan hy sy geliefdes die skande bespaar wat andersins oor hulle sal kom (op. cit. 123). Is hy dalk ’n held soos Karel, omdat hy sy lewe opoffer ter wille van sy naaste?

Hoewel die verhaal nie direk laat blyk dat dit deur Pieter geskryf is nie, kan daar myns insiens min twyfel hieroor bestaan. Riana Scheepers (1999: 604) sien ook vir Pieter as die waarskynlike skrywer, en motiveer dit deur ’n deel van die slotsin van die hoofstuk aan te haal met kursivering van die woord “Pa”: “Ek is nie meer werd om *Pa* genoem te word nie.” Hierby kan genoem word dat die “samesteller” aan die begin noem (Steyn 1985: 1) dat Pieter in ’n ongeluk gesterf het. Wat die skrywer in hierdie hoofstuk in die vooruitsig stel, het uiteindelik met Pieter gebeur.

Die feit dat die naam van die skrywer, die ryloper en die geliefde nie genoem word nie, gee egter ook ’n algemeenheid aan die verhaal. In ’n samelewing waar homoseksualiteit as skande beskou word, word mense met hierdie neiging tot selfdood gedryf, soos in die geval van Pieter, of gedwing om die land te verlaat, soos met Faan gebeur het.

## Ma

In ’n gesin waar die mans dominant is, bly die ma op die agtergrond. Min ruimte word aan haar gegee; tog lewer haar uitbeelding ’n beduidende bydrae tot die geheelvisie wat die roman bied. In teenstelling met die mans wat voortdurend in konflik met mekaar is, beskik sy oor ’n moederliefde waardeur almal aanvaar word en vir almal omgegee word. Wanneer sy terminaal siek is, wil sy die nuus van haar gesin weghou, “omdat dit baie erger vir haar gaan wees as sy haar moet bekommer oor hulle bekommery” (op. cit. 60). In haar laaste dae bly sy sterk deur haar geloof, wat blyk uit Karel se vertelling (ibid.):

> My pa het êrens ’n gedig afgeskryf wat vir haar nogal mooi is, van iemand met die naam Jacqueline van der Waals: “Sinds ik het weet, is God mij meer nabij” en dat jy dan skielik ’n gewaarwording kry: “Gevoel ik plots Gods glimlach over mij.”

Ook vir Faan, die buitestander in die gesin, gee sy om. Wanneer Karel en sy ouers oorsee reis, is die plan dat hulle via Londen na Europa sal gaan. Die moeder besluit egter om in Londen by Faan agter te bly. Sy gee boonop al die geld wat sy het, aan hom (op. cit. 59). Die verstotene in die familie word nie deur haar verstoot nie.

Haar aanvaarding van almal in die gesin kom ooreen met die houding van die implisiete skrywer in die roman. Almal word met empatie uitgebeeld, met betrekking tot al hulle verskille. Karakters wie se menings nie ooreenstem met die beskouings wat in die roman as geheel na vore kom nie, verloor nie hul menslikheid nie. Die ironie is dat die implisiete skrywer begrip vir en deernis met al die karakters het, maar hulle kan hierdie begrip en deernis nie met betrekking tot mekaar vind nie. Die ma probeer die gesin bymekaar hou met haar liefde; die implisiete skrywer verbind hulle deur elkeen 'n plek in sy roman te gee en elkeen in eie reg uit te beeld.

## Deel 2: Geskiedenis en politiek

Deel 2 van die roman bestaan uit historiese dokumente, skynbaar objektief van inslag; dis egter dokumente wat met 'n doel geselekteer is – hulle vertel 'n "verhaal". 'n Sentrale tema in hierdie deel van die boek is die onmoontlikheid van vreedsame naasbestaan van verskillende volke binne 'n enkele staat, en implisiet is daar 'n pleidooi vir die ontwikkeling van aparte state vir elk – ook in Suid-Afrika. Die dokumente is, volgens die "samesteller", deur Pieter versamel en bewaar, en sluit sodoende aan by deel 1, omdat dit die politieke beskouings van Pieter motiveer en ondersteun. Nogtans is deel 1 en deel 2 volgens my nie volkome geïntegreer nie, want nie al hierdie inligting is nodig om Pieter se beskouings te begryp nie – dit word voldoende in deel 1 geopenbaar. In deel 2 verander die familieroman in 'n politieke betoog gegrond op geselekteerde historiese feite.

Dokumente met verskillende politieke tendense word naas mekaar geplaas, maar nie alle standpunte word ewe sterk onderskraag nie. So byvoorbeeld word 'n "teen-argument" vir die een ten gunste van apartheid aangebied deur die opname van 'n dokument van die Rooms-Katolieke Kerk uit 1939 (op. cit. 127–130), waarin die assimilasie van volke in Mosambiek aangeprys en verslag gelewer word oor die blydskap waarmee president Carmona van Portugal in Mosambiek ontvang is. Die filosofie van die Rooms-Katolieke Kerk is anders as dié in die Unie, waar apartheid voorgestaan word. Die dokument wys daarop dat "in die oë van die God-Mens wat op Golgota gesterf het [...] alle mense en alle nasies en alle kleure gelyk [is]" (op. cit. 129).

Assimilasie tussen mense van verskillende kulture is vir die skrywers van die dokument die antwoord (op. cit. 129):

> Ons vrees nie die kragte wat verteenwoordig word deur die naturelle van die kolonie nie, omdat hulle vandag, deur ons vermoë om te assimileer, deel van ons eie kragte word.

Portugal kan volgens hulle as voorbeeld vir die mense van Suid-Afrika dien (op. cit. 130):

> Vir sover ons weet, kan die krag en wysheid van Portugal nog bestem wees om Suid-Afrika te red wanneer die futiliteit van die eksperiment wat "wit oorheersing" genoem word, algemeen erken word.

Die argumentasie klink oortuigend, maar word geïroniseer deur die daaropvolgende stukke wat oor Haïti handel, wat die probleme aantoon wanneer mense van verskillende rasse en kulture in een land saamwoon. Verdere ironie blyk ook wanneer die Rooms-Katolieke dokument verbind word met die latere geskiedenis van Mosambiek – die opstand van die oorspronklike inwoners teen Portugese oorheersing en Portugal se verlies van die kolonie.

Hierna volg 'n aantal dokumente wat die dominante strekking van Deel 2 ondersteun. 'n Toespraak van prof. Thom waarin hy op die nadele van gelykstelling wys (op. cit. 136) word gevolg deur 'n toespraak van 'n ds. Strydom wat beweer "rasse-apartheid is 'n groot sukses in die Suide [van die VSA]" (op. cit. 137). Die pleidooi vir 'n tuisland vir die mense van Israel (op. cit. 162 en verder), met 'n eie taal, Hebreeus, word indirek ook van toepassing gemaak op die situasie in Suid-Afrika. Stukke oor Tsjeggo-Slowakye (op. cit. 167 en verder) handel oor die problematiese saamwoon van Duitsers, Tsjegge en Slowake. Drie verskillende sienings, vanuit die hoeke van die genoemde drie bevolkingsgroepe, word van die geskiedenis van dié land gegee, maar die drie kom ooreen deurdat hulle almal wys op die probleme wat opduik as verskillende volke in een land saamwoon.

Deur die seleksie en rangskikking van die dokumente word 'n "verhaal" vertel – 'n verhaal met 'n ideologiese strekking wat uitloop op 'n duidelike boodskap. Die laaste stuk in deel 2 begin met 'n aanhaling van wat die bekende Afrikaanse koerantman Piet Cillié gesê het, waarin daarop wys word dat die stryd teen 'n oormag, selfs as dit tot 'n nederlaag lei, betekenisvol kan wees (op. cit. 209):

> Die weiniges van die Boererepublieke, die glad te klein getal wat tot die bitter einde geveg het, het seer seker gehelp om die universele pretensies van die ou Britse Ryk die nek in te slaan en sy uiteindelike noodlottige foute aan die wêreld bloot te lê.

In die hoofstuk word vertel van ’n skoolmeester wat oorreed word om die stryd teen die Britse oormag vol te hou –’n potensiële inspirasie vir die leser. Ook die Bybelse verhaal van Jonatan en sy wapendraer, wie se dapperheid tot ’n grootse oorwinning oor die Filistyne gelei het, word as voorbeeld aangehaal. Verder is daar is aan die einde van hierdie hoofstuk ’n verwysing na die worsteling van Jakob met God by die Jabbokrivier, en die boodskap van die verwysing is redelik duidelik (op. cit. 212):

> Sal die gewete wen, behoort Hy te wen?
>
> Ja, natuurlik behoort Hy te wen. Laat Hy maar dié keer wen, al word ek of al word óns nie geseën nie, want as ek Hom moet wen, sal ek nooit weer rus kry nie.

God en die gewete word hier verbind, en daarom word die “Hy” van die gewete met ’n hoofletter geskryf. Sodoende word die gewete hier van die grootste belang – as die gewete versaak word, is geen gemoedsrus meer moontlik nie. Die einde van die boek laat by implikasie die klem val op die voortsetting van die stryd vir die behoud van volk en taal teen die skynbare oormag van integrasie en verengelsing.

## Relevansie en heling

Die vraag is nou in watter mate die roman nog steeds relevant is, en waarin die heling waarvan Dalene Matthee gepraat het, geleë is – indien daar inderdaad ’n helende potensiaal in skuil.

Baie van die politieke opvattings wat in die roman verdedig word, het vandag irrelevant geword. Die gevaar van “bloedvermenging”, die behoud van Afrikaans deur die bevordering van Afrikanernasionalisme, ’n tuisland as die oplossing vir politieke probleme – dit alles klink vandag erg gedateerd. Orania is nie die antwoord nie; die behoud van Afrikaans is in ’n groot mate in die hande van Afrikaanssprekende Kleurlinge, mense van gemengde afkoms; die stryd vir Afrikaans kan nie meer deur Afrikanernasionalisme gedra word nie.

Beteken dit nou die politiek van die roman het sy betekenis volkome verloor? Die tema van identiteit, so belangrik in die roman, kan myns insiens steeds relevant bly as dit aangepas en herformuleer word. Die behoud en ontwikkeling van moedertale as draers van identiteit en mediums van ekspressie bly uiters belangrik – dit geld vir Afrikaans en ook vir die ander inheemse tale van die land. Oud-president Thabo Mbeki het die ideaal uitgespreek van ’n Afrika-Renaissance

– maar ’n Afrika-Renaissance in Engels is ’n onmoontlikheid, net soos die Europese Renaissance eers kon ontwikkel toe Latyn sy oorheersende status verloor het en die nasionale tale tot hul reg gekom het. Met die dominansie van Engels, ’n vreemde taal vir die oorgrote meerderheid in die land, is ons gedoem tot middelmatige denke en beperkte kreatiwiteit – bewoners van ’n vreemde land.

Soos in *Die verlore vader*, is daar vandag ’n stryd om die behoud van die eie taal in ons land aan die gang; soos in Steyn se roman, lyk dit of daar in hierdie verband teen ’n oormag gestry word. Die roman maan tot volharding, selfs al lyk oorwinning onwaarskynlik. Ook ander temas in die roman is vandag besonder relevant, onder andere dié van homoseksualiteit. Fisieke en emosionele geweld teenoor gay mense kom ontstellend dikwels voor. Die huidige debat in die N.G. Kerk (en binne die geledere van ander kerkgenootskappe) oor homoseksualiteit toon die groot gebrek aan empatie by vele. Die lot van Pieter en Faan bly ’n werklikheid – óf selfdood, óf gedwonge uitwyking na ’n verre land.

’n Ander tema in die roman wat aktueel is en steeds meer aktueel word, is die vraagstuk aangaande die (im-)moraliteit van selfdoding. Kan ’n besluit soos dié van Pieter onder sy omstandighede sonder meer verdoem word? Kan selfdood, soos in kanto 13 van Dante se *Divina Commedia*, nog beskou word as ’n sonde wat die hel verdien? In *Slot van die dag* (2017) pleit Karel Schoeman dringend om ’n openlike diskussie van die moontlike redes vir selfdood en die praktiese implikasies daarvan – onderwerpe wat steeds in baie oorde taboe is.

Die helende krag van die roman kom myns insiens veral in deel 1 na vore, wat handel oor die ondergang van ’n vader, ’n familie en ’n volk. Soos vroeër genoem, is daar ’n noodlotsgang in die roman, ’n katastrofiese verloop wat die gevolg is van uiterlike omstandighede sowel as innerlike tekortkomings. Tragedies lei tot katarsis, ’n innerlike suiwering, het Aristoteles geskryf (Wimsatt & Brooks 1964: 36). Dit geld nie net vir die klassieke tragedie nie; dit kan ook waar wees van ’n roman. Die katarsis kan plaasvind by die leser sowel as die skepper van die tragiese verhaal, soos wat ek hierna sal argumenteer. Verder, soos tipies van baie klassieke tragedies, word die katastrofes in *Die verlore vader* verbind met ’n mate van hoop teen die einde. Die hoop is geleë in die moontlikheid wat in die laaste hoofstuk genoem word: die volhou van die stryd ondanks die oormag van die teenstander.

Dit is insiggewend om hier weer *Die brug van die esels* (1992) te betrek, die roman waaraan Dalene Matthee gewerk het toe sy *Die verlore vader* gelees het. In Matthee se roman het die sentrale karakter, Araminta, alle hoop vir Suid-Afrika verloor, en dit lei daartoe dat sy by allerlei gevaarlike aktiwiteite betrokke raak, onder

andere by onwettige diamanthandel. Ten slotte kom sy tot insig en besef sy dat sy in Afrika behoort. *Die verlore vader*, waarin kommer oor politieke ontwikkelinge in die land saamgaan met ’n lojaliteit aan die land en ’n hoop vir die toekoms, kon vir Matthee die inspirasie gewees het vir haar uitbeelding van die lotgevalle van Araminta. Steyn se roman het haar uit ’n skrywerskrisis gehelp.

Pieter noem aan die begin van sy eerste brief aan Jaco die belangrikheid daarvan om sy hart uit te praat, en haal die volgende Romeinse spreuk aan (Steyn 1985: 7): “Ek het gepraat en my siel gered.” In die roman word die noodsaak geopenbaar om jou diepste kwellinge tot uiting te bring. Soms, wanneer die pyn vir ’n romankarakter té intens is, word die trauma verhuld vertel, met gebruikmaking van ’n verhaal in die derdepersoonvertellingsvorm. Sowel Pieter as Faan vind dit nodig om hul diepste pyn so onder woorde te bring, woorde wat openbaar sowel as verberg. Hierdie noodsaak om pyn te verwoord kan ook geld vir die skrywer, wat gestaltes skep as indirekte draers van eie gedagtes en emosies.

In die verhulde openbaring van pyn wat te diep vir woorde is, is veel van die helende krag van literatuur in die algemeen geleë; dit kan waar wees vir skrywers sowel as lesers. In die reeds aangehaalde werk waaraan ek meegewerk het (Van der Merwe & Gobodo-Madikizela 2008: 60), het ek as volg oor hierdie verskynsel geskryf:

> When trauma victims find it too painful to confront their own traumas, they may discover a literary character or characters with whom they can identify and thus indirectly confront their own trauma. The fact that the character traits and the traumatic situation are not quite the same as the reader’s, but show some similarity, makes the painful identification more bearable. Once identification has taken place, the trauma of the reader can be vicariously expressed through the narrative, and the reading can bring about a catharsis of suppressed emotions. Healing possibilities are thus linked to an increase in insight and an expression of pain.

*Die verlore vader* is tematies deurtrek met traumas. Daarin word die pyn uitgebeeld oor die heengaan van ’n bekende wêreld en oor die verlies van troostende kollektiewe narratiewe van die verlede. Dit is ook ’n roman oor die pyn van innerlike tekort, soos dié wat Pieter in homself ontdek; en ook oor die pyn van die buitestander, soos die homoseksueel, wat sy waarheid nie kan of mag uitspreek nie. Vir die leser wat dergelike traumas ervaar, kan *Die verlore vader* ’n indirekte narratiewe konfrontasie en ekspressie van eie pyn bied. By Dalene Matthee was daar nog die verdere

komplikasie van die skrywer vir wie literêre kreatiwiteit ’n sterk singewende faktor is, en wat hierdie weg tot betekenis tydelik verloor het.

Soos vroeër genoem, word die verbrokkeling van die familie in *Die verlore vader* in ’n mate geheel deurdat die skrywer hulle lotgevalle verbind in ’n enkele teks waarin elke familielid in eie reg uitgebeeld word. Meer as in enigiets anders is die helende krag van die roman geleë in die empatie van die implisiete skrywer met al die karakters. Empatie bevat die potensiaal van versoening en heling, vir skrywer sowel as leser – vir die skrywer deur die begrypende uitbeelding van karakters wat sowel tipes in die samelewing as elemente in die skrywerspsige kan verteenwoordig; vir die leser deur identifikasie met hierdie simpatieke uitbeelding. Dit is deur empatie dat die "goeie siel" waarvan Dalene Matthee gewag gemaak het, in die teks tot stand kom – die goedheid binne die skrywer wat aan die leser oorgedra kan word.

*Universiteit van Kaapstad*

# Bronnelys


Dante Aligghieri. 1990. *Die hel (*Afrikaanse vertaling deur D.A.H. du Toit). Kaapstad: Zebra Publikasies.

Du Plooy, Heilna (samest.). 2017. *Elize Botha: Gespreksgenoot – 'n Brieweboek*. Pretoria: Litera Publikasies.

Grové, A P. 1986. 'n Roman wat denkende mense nie kan ignoreer. *Die Transvaler*, 13 Maart (bladsy onbekend).

Louw, N.P. van Wyk. 1962. *Die held.* Johannesburg: Afrikaanse Pers-Boekhandel.

Matthee, Dalene. 1992. *Brug van die esels.* Kaapstad: Tafelberg.

Scheepers, Riana. 1999. Prosa (van J.C. Steyn). In Van Coller, H.P. (red). *Perspektief en profiel. 'n Afrikaanse literatuurgeskiedenis*, deel 2. Pretoria: J.L. van Schaik Akademies, pp. 598-606.

Scheepers, Riana. 2016. Prosa (van J.C. Steyn). In Van Coller, H.P. (red.). *Perspektief en profiel. 'n Afrikaanse literatuurgeskiedenis*, deel 3. Pretoria: Van Schaik Uitgewers, pp. 715-720.

Schoeman, Karel. 2017. *Slot van die dag. Gedagtes.* Pretoria: Pretoria Boekhuis.

Smuts, J P. 1986. Ernstig, eiesoortig en ontstellend. *Die Burger*, 20 Februarie:9.

Steyn, J.C. 1985. *Die verlore vader.* Kaapstad: Tafelberg.

Steyn, J.C. 2008. *Sonkyker. Afrikaner in die verkeerde eeu.* Kaapstad: Tafelberg.

Van der Merwe, Chris N. & Gobodo-Madikizela, Pumla. 2008. *Narrating our healing. Perspectives on working through trauma.* Newcastle: Cambridge Scholars Publishing.

Vondel, Joost van den. 1966. ('Berecht' in) *Jeptha of Offerbelofte*. In Wijngaards, N.C.H. (red.). *Klassiek Letterkundig Pantheon*. Zutphen: W J Thieme, pp. 32-42.

Wimsatt, William K. & Brooks, Cleanth. 1964. *Literary Criticism. A Short History.* New York: Alfred A. Knopf.

# *Tussenspel 1*

## Twee terugblikgedigte vir J.C. Steyn

### Boekensteynfontein

deur Heinrich Matthee

Die stilte raak ’n ou-ou speelkuil,
’n wye kom van wildegras,
van rante, sonrooi einders en
die rinkhalsdonker van die nag.
Hy trek sy veldkleurbaadjie om hom vas.

’n Skugter kyk en kopdraai,
’n ander blik, nou diep bewus.
Die wind raak golwe in die rooigras,
waar eens ’n staatshoof as guerilla moes rus,
en vee oor plase haas verlore.
Die wolke rol soos strydwaens oor
mooi dinge vasgevang in glas,
oor mielieblonde koppies en
die loslêstene wat ’n tuiste was.

Die eerste hael begin te val;
hy frons, die blou oë fel en stip.
Hier kom ’n groot weer aan.
’n Kolk van donderstorms wat
die vrygrond en die boorde kan verwaai,
als insluk as die kragtesiklus draai.
Maar daar is min wat dít verstaan
en wat kan hy, terwyl hy lof soos vlieë wegklap,
nou regtig daaraan doen?

Die jonkmansfiets druk hy oplaas opsy,
hurk met ’n sak gereedskap by die half-murasie
en vee weer met sy hand oor pluime gras.
Jou tyd kan jy nie kies nie, net maar werk
asof daar eendag iemand hier
’n laning goue populiere aan sal plant
en drie geslagte Nuwejaar sal vier
in Afrikaans.

Die wind skeur takke af, ’n trekswaelnes begin te val.
Watter steen en skaars kristal
gedelf uit soveel vaal riviere,
gevind terwyl hy voetseer hinterlande moes verken,
gespoel in lang vergete kuile,
ja,  wat kan hierdie grenspos vaster pen?
Met hamer, beitel, slypklip,
met elke skerf kristal wat hy kan splyt,
graveer hy sages van sy stamrebelle
en toekomsrunes op ’n steentablet.
Hy hoor die eerste swaar verspoelings, huiwer,
vee sy sweet af en graveer maar weer:
Herder, Swyger, Rathenau,
MER, Cillié en Louw,
die grammatika van tuistebou.

## spitsberaad

deur Corlietha Swart

die ingetoë kind
het van kleins af
sy rasionaal
in onskuld gevind
aan moederbors
eerste afrikaans gedrink
onvermoedend dat sy
in haar neëntigs
dit nog eerstehands
in sy oor sou skink
voor hy wéés sou wees
hy't kleintyd skugter
soos 'n klipsalmander
droomoog na hoogtes gestaar
onder klare vrystaatson
sonder skroom
moedertaalmeanders gevolg
kaalvoetkind wat blare in stroomversnellings
bult af volg
tot hy gaan staan en met woorde begin besin en herbesin
opkyk na hoogtes hoër as blote hersenskim
en as sy onsinnige tante betje weer kom taalpla
het hy haar volsinnig gou genoeg verja
hy't wysheid woordeloos in binnekamers verwoord
ongesproke dog uitgesproke meestal ongehoord
op papier verewig aan sy sinnelike woordakkoord
op grammatikale duiselhoogte solitêr begin wis
dat liefhê 'n werkwoord en wiskunde ook 'n digkuns is
'n stillewe in gedugte gedigte vernuftig vergewis
spitsvondig gejoernalis geakademikus en -prosaïs
op taalakkers gooi hy as biograaf sy vernaamste sooi
op tagtig se voetheuwels het hy perifere sig
sien 'n leeflandskap omring van papierberge dink en droom en dig
afrikaanse omtes tot aan die einders met woord en daad bemes

tyd en beskikking sorg vir die res

Hoofstuk 2

# Toe die *Derde Afrikaanse Woordelys en Spelreëls* die eerste Afrikaanse woordelys en spelreëls was

deur Christo van Rensburg & Ernst Kotzé

Die studie waarvan in hierdie hoofstuk verslag gedoen word, vorm deel van ’n groter projek oor die geskiedenis van die *Afrikaanse Woordelys en Spelreëls* (voortaan AWS). Dié projek is uitgevoer deur die eersvermelde outeur van hierdie hoofstuk, op versoek van die Taalkommissie en die SA Akademie vir Wetenskap en Kuns. Die bydrae van die tweede hoofstukouteur is hoofsaaklik afgestem op die makrostrukturering van die hoofstuk en die interpretasie van die bevindings van die ondersoek.

## Die GRA en Afrikaans

J.C. Steyn het in sy studies oor vroeë Afrikaans meermale gewys op die belangrike rol wat die Genootskap van Regte Afrikaners (GRA), wat in 1875 gestig is, in die geskiedenis van Afrikaans gespeel het. Hulle was “van die aktiefste taalyweraars” vir Afrikaans, het hy opgemerk (Steyn 2014: 23), en ook uitgewys dat hulle op die lange duur die verheffing van Afrikaans as kultuurtaal in die oog gehad het (Steyn 1987: 27). Afrikaans was teen die einde van die 19de eeu al landswyd as spreektaal

bekend (Steyn 2014: 41) en is, ongekoördineerd, ook geskryf (Van Rensburg 2015: 324 en verder). In hulle tydskrif *Die Afrikaanse Patriot*, wat van 15 Januarie 1876 af verskyn het, het die GRA 'n hoër status vir die "landstaal" (Afrikaans) beoog. Om dit te bereik sou hulle selfs Nederlands[1] gebruik as bondgenoot om vir Afrikaans 'n kultuurplek te verower: "Noem ons taal Hollans, of Afrikaans, of Kaap Hollans, soos jy wil, daar ge ons nie om nie [...]."

Met hierdie afleiding en gepaardgaande aanhaling wys Steyn (1987: 27) op die GRA se deurdagte strategie om Afrikaans in hierdie hoedanigheid te vestig. Verderaan in die hoofstuk kom sodanige handelswyse, iets wat op 'n wyer, sosiopolitieke front gevolg is, weer ter sprake. Steyn het in sy ondersoekwerk ook getoon dat S.J. du Toit, die leier van die GRA, voorsien het dat so 'n alliansie tussen Afrikaans en Hollands wel tot 'n einde sal moet kom, en "dat Afrikaans as Volkstaal sal moet erkend worde; en sodra ons kans sien daartoe, sal ons dit eis oek" (Du Toit 1891: 89).

Met hierdie verwysings na die GRA en sy planne met Afrikaans roer Steyn (1987) twee sake aan waarmee die samestellers van die derde uitgawe van die *Afrikaanse Woordelys en Spelreëls* (AWS 3) rekening moes hou, en wat hier verder aandag gaan geniet, naamlik (1) die aspirasies wat Afrikaanssprekendes vir Afrikaans as skryftaal gekoester het, en (2) die rol wat Nederlands in die uitvoering van hulle planne gespeel het.

## Afrikaans ná die GRA

Ná die tot niet gaan van die GRA aan die einde van die 19de eeu het dit onwaarskynlik gelyk dat die GRA se visie oor die verheffing van Afrikaans tot kultuurtaal gerealiseer sou word. Die verlies van hierdie kampvegterorganisasie vir Afrikaans het nie net die balans versteur tussen die taalorganisasies wat toe in Suid-Afrika aktief was nie, maar het terselfdertyd 'n institusionele gaping gelaat wat die aktiewe vernederlandsing van Afrikaans makliker gemaak het. In hierdie verband merk Le Roux (1926: 264) op dat die GRA-spelreëls teen die tyd van die samestelling van die AWS 1 (1917) nog sou voortgeleef het "as dit nie was dat die orgaan, die *Patriot*, in die laaste jare van sy bestaan haas alle invloed verloor het nie". Dié toenemende gebruik van Hollands in gesproke en geskrewe Afrikaans onder gesiene Afrikaanssprekendes ná die GRA-tydperk was een van die belangrike veranderings ten grondslag van die

1 In die artikel word daar nie konsekwent tussen Nederlands en Hollands onderskei nie, iets wat aansluit by die wyse waarop van dié taalname vóór 1930 gebruik is.

eerste en tweede taalbewegings. Die status van Hollands as een van die tale van die Unie van Suid-Afrika vanaf 1910 (kyk Steyn 2014: 106) het ’n groot aandeel aan hierdie veranderde taalgedrag van Afrikaanssprekendes gehad. Le Roux (1926: 268) kon hom nie daarmee vereenselwig nie, en het gewonder waarom Afrikaanssprekendes juis “’n gewone, algemene vorm [Afrikaans] [...] vervang deur een in beperkte gebruik, net omdat die laaste nader by die Nederlandse staan”. Daarteenoor het J.H.H. de Waal, voorsitter van die Afrikaanse Taalvereniging (ATV), gebruikers van sy grammatikaboek aangeraai om slegs in twyfelgevalle oor Afrikaans te “adhere to the Dutch spelling” (De Waal 1910: 10). Die aansluiting by die Hollandse voorbeeld gedurende die ná-GRA-periode het Afrikaanssprekendes se vasberade identifisering met Afrikaans as ’n simbool van ’n Afrikaanse identiteit misgekyk, soos dié waarvan die standpunt van Le Roux (hierbo) wel blyke gee.

Verskeie taalverenigings in die Afrikaanse taalomgewing het ná die GRA-periode meegeding om die beheer van die prosesse en keuses rondom Afrikaans. Hulle het Afrikaans as merker in hulle verenigingsnaamkeuses voorgehou, maar anders as wat dit die geval was met die GRA, was dit Hollands wat in hulle visier was. Die toonaangewende Afrikaanse Taalvereniging, die ATV, was van 1906 af so ’n organisasie (Bosman 1959:77). Waar die GRA die skryf van Afrikaans geregverdig het met hulle uitgangspunt “ons skryf soos ons praat”, wou die “ATV nie onnodig van die Nederlandse spelling” afwyk nie (Le Roux 1926: 265). Schonken (1918: 428) illustreer hierdie aanleun van Afrikaanssprekendes by Nederlands in ’n *Huisgenoot*-bydrae waarin hy “ons mense” aangemoedig het “om te organiseer en nog eens te organiseer”, sodat hulle uiteindelik “misskien [...] met die A.N.V.” (Algemeen Nederlandsch Verbond) kon affilieer. Die ANV waarna Schonken verwys het, se taalaktiwiteite was nie algemeen in Suid-Afrika bekend nie, en is in 1895 in Vlaandere opgerig om Nederlands te propageer (Zietsman 1992: 117). Carstens & Raidt (2019, hoofstuk 15, noot 87) noem dat die ANV ook 25 ambulanse verskaf het om die Boereslagoffers tydens die Anglo-Boereoorlog te versorg, en het ook op ander maniere bystand aan Afrikaanssprekendes verleen (vergelyk ook Steyn 2014: 73, 76).

Schonken het in ’n brief van 27 April 1919 aan die Akademiesekretaris verwys na die groot griep, soos die griepepidemie van die tyd waarin AWS 3 saamgestel is, ook bekend gestaan het (AREA, Akademieargief, korrespondensie Akademiesekretaris). Schonken en sy vrou het die epidemie vrygespring, het hy gemeld. Dit was egter nie die geval met een van Afrikaans se ondernemende jong taalvoorlopers, T.B. (Tobie) Muller nie. (Kyk Steyn 2014: 126 en verder oor Muller.)

Muller het baie soos C.J. Langenhoven gedink oor Afrikaans as skooltaal, en het op ’n jeugdige 33-jarige ouderdom aan griep beswyk.

Daar bestaan genoeg geskrewe materiaal, waaronder persoonlike briewe, wat ook daarop dui dat die voorstanders van Afrikaans ná die GRA-tyd huiwerig was om Afrikaans te probeer skryf sonder om Nederlands daarby te betrek. In reaksie daarop het Langenhoven Afrikaanssprekendes uitgedaag om Afrikaans te skryf indien hulle beweer dat Afrikaans hulle taal is (Kannemeyer 1995: 241). Ondanks die Suidafrikaanse Akademie vir Taal, Lettere en Kuns (later bekend as die Suid-Afrikaanse Akademie vir Wetenskap en Kuns; verderaan na verwys as die Akademie) se vereenselwiging met Langenhoven se pleidooi van 1914 vir die invoer van Afrikaans as skooltaal in die laer skoolstanderds, het Kapp opgemerk dat die Akademie nog vir langer as ’n dekade op “twee taalstoele” gesit het: Hollands en Afrikaans (Kapp 2009: 38). Hoe Hollands was die Akademielede se Hollands? Mens kan wonder of dit beter was as die Hollands van die Volksraadslede vir wie Langenhoven geamuseerd daarop gewys het dat dit “which was intended to be High Dutch”, “bad Afrikaans” was (Kannemeyer 1995: 435).

’n Vraag wat ook dikwels gevra word, is hoe Hollands Afrikaans was. Die neerslag van die “bondgenootskap” tussen Afrikaans en Nederlands wat hierbo uitgelig is, het aangesluit by ’n gewoonte om na Afrikaans te verwys met name waarin Nederlands of Hollands ook gebruik is, soos “Afrikaans-Nederlands”. Dié bondgenootskap het vir Afrikaans voordele ingehou, en het sy elevasie tot ampstaal in 1925 makliker gemaak (soos Steyn 2014: 206 in meer besonderhede argumenteer). Met – en ná – Uniewording is ’n gees van samewerking (“conciliation and goodwill”) tussen Boer en Brit sterk deur die Afrikaanse politieke leiersfigure generaals Louis Botha en Jan Smuts gepredik (R. Steyn 2015: 47). Dié samewerkingsgedagte is ook voorgehou as leidster vir verhoudings tussen Afrikaans- en Nederlandssprekendes, en is meermale gehoor tydens die stigtingsvergaderings van die Akademie in 1909 (Kapp 2009: 13). Daardeur is die konsep van die bestaan van ’n taal wat iets soos Afrikaans-Nederlands kon wees, om taalpolitieke redes oorredend aangewend. Sodanige konsepsie het die individualiteit van Afrikaans as taal eintlik ondergrawe. Soiets het, volgens Malherbe (1959: 35), byvoorbeeld gebeur in ’n versoenende toespraak van oudpresident M.T. Steyn in 1907. Die “opkoms” van die “volkstaal” (Afrikaans) het nie by die versoenende aard van daardie toespraak gebaat nie (Steyn 2014: 97 verskaf agtergrond oor daardie byeenkoms), en sy selfstandigheid teenoor Nederlands het nie duidelik daaruit na vore gekom nie.

Die GRA se uitgangspunt om die Afrikaanse skryftaal te baseer op die taal wat die plattelandse Afrikaanssprekendes gepraat het (Steyn 2014: 23), is ook nie deur

Afrikaanssprekendes in die georganiseerde taalomgewing gedurende die eerste dekades van die 20ste eeu voortgesit nie. "Die doel van Afrikaanse taalorganisasies was om mense aan te moedig om Afrikaans te praat en Nederlands te leer," het Kapp (2009: 26) hierdie tendens saamgevat. Gustav Preller, wat baie invloed in die taalwêreld van daardie tyd gehad het, het die gedagte ten grondslag van dié tendens verwoord in 'n artikelreeks "Laat 't Ons Toch Ernst Wezen", wat van 19 April tot 14 Junie 1905 in *De Volkstem* verskyn het, en waarvolgens hy beperkte funksies vir Afrikaans voorsien het (Steyn 1914: 85): "Afrikaans schrijven en spreken, Hollands leren, albei lezen." *Om Afrikaans te skryf én Afrikaans te bestudeer* sou die groeiende hunkering na Afrikaans onder Afrikaanssprekendes egter beter verwoord het.

Onder die taalorganisasies wat aan die einde van die 19de eeu bestaan het, is daar ook sienings voorgehou dat Nederlands in Suid-Afrika gebruik behoort te word. Bosman (1959: 75) maak melding van die Z.A. Taalbond (voortaan afgekort tot Taalbond), wat "gestaan [het] vir die tradisionele Hollands en vir Hollandse waardes in Suid-Afrika" (kyk ook Steyn 2017 oor dié organosasie se werksaamhede), teenoor die GRA wat vir sy "beywering vir Afrikaans" bekend was. Die Taalbond was met die stigting van die Akademie al wantrouig aangaande Afrikaans as kultuurtaal, het Claassen (1977: 219) bevind. Hy het uit beskikbare bronne vasgestel dat die Taalbond

> tydens die stigtingsgesprekke van die Akademie nie net versigtig oor sy deelname daaraan [was] nie, maar [...] selfs verder gegaan en voorsorgmaatreëls probeer tref [het] om te verhinder dat die Akademie deur die voorstanders van Afrikaans oorheers sou word.

In sy soeke na die Taalbond se samewerking het Langenhoven toegewings gemaak wat die verwagte Afrikaansheid van AWS 1 afgewater het (Van Rensburg 2017b). Die verbintenis, wat Afrikaans betref, tot die vereenvoudigde Hollandse spelling (VHS) van AWS 1 het daaruit gevolg. Dit blyk uit 'n toevoeging tot die uiteensetting van die grondbeginsel met betrekking tot die Afrikaanse spelling in aansluiting by die vereenvoudigde Nederlandse spelling (VNS; vroeër VHS) in AWS 6 in 1953, waarin blootgelê is dat die AWS se verbintenis tot die VNS alreeds "in 1904 in Suid-Afrika aanvaar" is (terwyl die eerste stel Akademiespelreëls eers in 1915 goedgekeur is). Hierdie toevoeging verwys na 'n besluit van die Taalbond se kongres in 1904 om die VHS daarna in Suid-Afrika te gebruik (Steyn 2017: 241–243). Taalbondbesluite het in werklikheid niks met die AWS te make gehad het nie, maar die Taalbond was tien jaar later nog só invloedryk dat AWS 1 en 2 met die Taalbond se VNS opgesaal gesit het. Dit is nie net die Taalbond wat sig verbind het tot die VHS nie. Die ATV,

soos reeds genoem, het ook van die VNS-spellingstelsel gebruik gemaak, en dié vereniging het ook ’n invloed gehad op die spelsisteem wat die Akademie in 1915 aanvaar het (Le Roux 1926: 265, 267).

Die spelling van Nederlands in Suid-Afrika was nie ’n eenvoudige reëling nie. “In Holland is daar drie spelling reëlinge in die 19de eeu gewees - die van Siegenbeek in 1804, die van De Vries en Te Winkel in 1865 ([...] die offisiële spelling van Holland en België), en die van Kollewyn in 1891,” skryf Smith (1920: 3). Dit is die Kollewyn-spelling, waarna in die Afrikaanse Woordelyste en Spelreëls (AWS’e) verwys word as die VHS-spelling, wat in 1904 die Taalbond se voorkeurspelling vir Suid-Afrika geword het. Later, van 1921 af, het dié spelling as die VNS-spelling bekend gestaan.

In hierdie taalomgewing het die eerste Afrikaanse *Woordelijs en Spelreëls* (AWS 1) in 1917 verskyn, gevolg deur ’n herdruk daarvan in 1918 (AWS 2). Die inhoude van AWS 1 en 2 was deurspek met woorde wat uit Nederlands ingevoer is, en waarvan die volgende inskrywings (onder die letter *f-*) ’n voorbeeld is (Odendaal 2012: 319 verskaf meer voorbeelde): *fabuleus, fameus, felisitasie, felisiteer.*

Dit is nie net AWS 1 en 2 wat ná die tot niet gaan van die GRA ’n aflaaiplek van Nederlandse woorde geword het nie. Daar was ook inskrywings uit Nederlandse woordeboeke wat moontlik selfs té Nederlands vir AWS 1 was. Die woorde het deel uitgemaak van die golf Nederlandse woorde waarmee die Afrikaanse skryftaalbronne oorspoel is, en waaraan die samestellers daarvan hardnekkig bly kleef het. Onder die inskrywings was daar woorde wat nie deur Afrikaanssprekendes gebruik is nie, en wat ook nooit in Afrikaans wortel geskiet het nie. Wat woordeboeke betref, het Ponelis (1998: 67) op sulke reste gewys, waaronder *belabberd* (bedremmeld), en *dit benieu my* (dit ontstel my). Luther (2018) het 16 sulke gevalle aangetoon, onder andere *basel* (om bog te praat), *bral* (om te spog) en *gluiperig* (huigelagtig), woorde wat ’n lang maar ongebruikte Afrikaanse woordeboeklewe gehad het. Dit blyk dat 15 van hulle in Elffers & Viljoen (1908) se *Nederlands Woordeboek voor Zuid-Afrika* voorgekom het. (*Bazelen, brallen* en *gluiperig* was die uitsonderings in hierdie verband.)

Al van voor die stigting van die Akademie af (in 1909) was daar talle Afrikaanssprekendes wat daarna uitgesien het om hulle met ’n Afrikaanse skryftaal te kan identifiseer. Daarom praat Steyn (2014: 11) van die “honderde, nee duisende” mense wat deelgeneem het aan die maak van Standaardafrikaans. Die rebellie van 1914 het ’n aandeel gehad aan hierdie Afrikaanssprekendes se aangryping van ’n Afrikaanse skryftaal as deel van hulle identiteit (Steyn 2014: 126). Generaal Botha, en later generaal Smuts, se regerings het argeloos met die

erkenning van Afrikaanssprekendes se taalbehoeftes en -sentimente omgegaan (kyk ook R. Steyn 1915: 49), en Afrikaans is nie in die openbare terrein met Engels of Nederlands gelykberegtig nie (Steyn 2014: 64). "Mense wat op hul taalregte aangedring het, [is] soms brutaal beledig," het Kannemeyer (1995: 427) gevind. In verset daarteen was Afrikaanssprekendes net meer vasberade om Afrikaans tot sy reg te laat kom. Hierdie behoefte aan 'n eie taal het daartoe meegewerk dat die Afrikaanssprekendes wat deur AWS 1 en 2 bereik is, die inhoud van die woordelyste – vernederlandsings en al – met huidjie en muidjie opgeslurp het. 'n Groot aantal van die onafrikaanse Nederlandse woorde wat Afrikaanssprekendes deur verskillende reglementeringsweë bereik het, het deur geïnstitusionaliseerde vernederlandsing deel van hulle woordeskat geword, omdat hulle onder die indruk verkeer het dat die skryfvorm van hulle taal so lyk. Doelbewuste reglementering van Nederlands en Nederlandsagtige vorme het vir daardie beeld gesorg, 'n beeld wat soms toegeskryf word aan die gevolg van 'n voortsetting van die Nederlands wat konsuis in Suid-Afrika gepraat is.

## 'n Skoon lei

Ná die Akademiejaarvergadering van 19 en 20 Julie 1918 het daar 'n vasbeslote verandering gekom aan die neiging om Nederlands byna vanselfsprekend te inkorporeer in die Afrikaans van die *Afrikaanse Woordelys en Spelreëls*. Die woordelyskommissie (WK) van die nuwe AWS (AWS 3) het in sy verafrikaansingsplanne weggedoen met die Hollandse lading van AWS 1 en 2. In die "Voorwoord" van die AWS 3 word byvoorbeeld gemeld dat "heelwat oorbodige vreemde woorde" geskrap is – met verwysing na Hollandse woordeskat. Die Akademie self het hierdie frontverandering nie beplan nie. Hulle taak was afgehandel toe die nuwe Kommissie benoem is. Smith (1920: 10) vermeld dat die Akademie aan die AWS 3-WK die taak gestel het om die Afrikaanse spelling en die woordelysinhoud van AWS 1 en 2 grondig te hersien. Dit was 'n taamlik generiese opdrag. Daarbenewens het hulle nóg 'n belangrike taak gehad: Hulle moes ook spesifiek aandag gee aan die spellingprobleme wat die Afrikaanse Bybelvertalers vanweë die bestaande (AWS 1- en 2-) spellingbereëling ondervind het (Bosman 1959: 118). Die vertaling van die Bybel in Afrikaans was eng met die standaardisering van Afrikaans verbind, al van voor die GRA se tyd af (Steyn 2014: 172). Die belangrikheid van 'n Bybel in Afrikaans is goed besef in Akademiekringe. Die verwerkliking van dié ideaal het in 1918 nog in die verskiet gelê, maar niemand

het die omvang van daardie taak onderskat of die betekenis daarvan vir geskrewe Afrikaans misgekyk nie.

Soos dit dikwels in sulke omstandighede gebeur, is die "Woordelijs-Kommissie" (WK) van AWS 1 en 2 tydens die Akademie se jaarvergadering vir die werk aan AWS 3 herbenoem. Die Spelling-Kommissie (SK) wat die Akademievergadering van 1914 aangewys het, was topswaar aan bekende name, en ná hulle aanvanklike aanwysing is daar nie weer van hulle gehoor nie. Die 1915-WK, wat ook op die SK gedien het, het blykbaar al die werk aan die nuwe AWS oorgeneem, aangesien die spelreëlaanvullings, wat eintlik die taak van die SK moes wees, by die 1917-spelreëls ook onder die WK se naam verskyn het.

Die Akademiejaarvergadering het, bykomend tot die lede van die bestaande WK, ook D.B. Bosman en J.D. du Toit (Totius) as lede daarvan aangewys. Anders as wat verwag kon word, is Du Toit benoem as die nuwe konvenor van die AWS 3-WK (Bosman 1959: 118), wat dus bestaan het uit D.B. Bosman, J.D. du Toit, T.H. Le Roux, D.F. Malherbe en J.J. Smith.

Du Toit se benoeming as konvenor (voorsitter) val op, gesien die leidende rol wat Le Roux, die konvenor van AWS 1 en 2, vanaf die eerste reëlings (in 1914) vir die Akademiespelling van Afrikaans gespeel het (vergelyk Van Rensburg 2017a: 18).

Du Toit se betrokkenheid by die Bybelvertaling het meegebring dat hy meermale, saam met die ander Bybelvertalers, 'n Nederlandse uitweg gesoek het wanneer hulle gevoel het dat vernederlandste Afrikaans die enigste uitweg vir bepaalde stelwyses is. Met die voltooiing van die 1933-Bybel het die benutte Afrikaans nader aan Nederlands gestaan as die Afrikaans van "enige ander variëteit", het Ponelis (1998: 69) in hierdie verband bevind – soos weerspieël in woordkeuses soos *aangesig* (vir "gesig"), *spreek* (vir "sê") en *toorn* (vir "woede"). Die 1933-Bybel was nog een van die Afrikaanse publikasies wat vernederlandsing nie kon vryspring nie.

Waar die Bybelvertalers by gedeeltes van hulle werk nie wou kopgee oor vernederlandsings waarvoor hulle gekies het nie, het hulle tog ook in enkele gevalle met verafrikaansings volhard, en aan die WK uitgewys dat daar van die WK se spelreëls is waar daar "nog heelwat vereenvoudiging kan plaatsvind". Deur middel van verafrikaansingskeuses het die AWS 3-WK dus party van die Bybelvertalers se spellingmoeilikhede ondervang (byvoorbeeld ten opsigte van die kappiespelling; reëlings 5 en 6, AWS 3: IX). In 1926 het die Akademiesekretaris, D.F. Malherbe, 'n uitnodiging aan ds. Van der Merwe van die Bybelkommissie gerig met 'n versoek om hulle spellingbesware aan die Akademie voor te lê, veral wat betref die skryfwyse

van ê (AREA, Akademieargief, Korrespondensie tussen Akademiesekretaris en N.J. van der Merwe). Waar daar nie tot ’n vergelyk gekom kon word nie, het dit wel gebeur dat die Bybelvertalers die Akademie “beleefdheidshalwe” meegedeel het hoe hulle (die Bybelkommissie) van die WK-spelling gaan afwyk (AREA, Akademie-Argief, Korrespondensie tussen Akademiesekretaris en N.J. van der Merwe, 21 en 26 Junie 1918 en I.W. du Toit, 4 Maart 1918). Dit het tot lang oorredingsgesprekke tussen die twee groepe gelei, waarin die adviseurs uit die WK wat die Akademie aangewys het, ’n groot rol gespeel het.-

Die pro-Nederlandse faksie in die Akademie het moontlik gehoop dat Du Toit verafrikaansing sou kon teëhou, hoewel hy nooit hulle kant gekies het nie. Weens sy Bybelvertalingverpligtinge het J.D. du Toit nie sy benoeming as voorsitter van die WK, of lidmaatskap daarvan, aanvaar nie.

## ’n Manifes vir verafrikaansing

Die AWS 3-WK kon met sy taak begin. T.H. le Roux het toe voorsitter geword. Soos aangedui sal word, het hy in die samestelling van AWS 3 ’n besondere groot aandeel gehad. Die WK van AWS 3 moes veral drie sake in gedagte hou. Eerstens moes hulle bepaal in hoeverre hulle toegelaat sou wees om werklik Afrikaans te spel. Die algemene spellingbeginsels wat hulle gevolg het, het (i) “die gebruiklikste uitspraak” (AWS 3: VII) van Afrikaans (ooreenkomstig die titel van hulle publikasie) in die vooruitsig gestel (vergelyk Uys 1983), maar die WK moes ook (ii) “ter wille van die geskiedenis” die aard van die voorafgaande AWS’e in ag neem, en daarby (iii) ook sorg dat hulle hulle nie van die sprekers van Afrikaans vervreem nie. Wat hulle taak bemoeilik het, was dat afsonderlike woorde tot op ’n sekere hoogte hulle eie spellinggeskiedenisse saamdra. Die AWS 3-WK het besluit om so min as moontlik ag te slaan op die Nederlandse geskiedenisse van woorde uit AWS 1 en 2. Bestaande gebruikers het nie noodwendig kennis gedra van woorde se idiosinkrasieë nie. Hulle het gesoek na kontinuïteit en spellingsekerheid, maar moes ook vertroud raak met die visie van AWS 3, waarvolgens op die grammatika van Afrikaans gesteun is; hulle moes van die geskakeerdheid van sy gebruik kon kennis neem.

Met inagneming van die AWS 1- en 2-boedel moes die Akademie, en die WK in die besonder, asook spellingbelanghebbendes, kennis neem van die soms ingrypende gevolge van die WK van AWS-3 se herstandaardiseringsprogram. Kritiek teen hulle verafrikaansing het nie uitgebly nie, en die Akademie se rol in die standaardisering van Afrikaans het ook onder die vergrootglas gekom. (Kyk

Odendaal 2012: 326 en verder vir meer besonderhede.) Gustav Preller het in 1918 saam met die redaksies van ’n aantal Transvaalse tydskrifte en koerante in ’n memorandum aan die Akademie (vergelyk Akademie vir Wetenskap en Kuns 1921: 25 en verder) ’n aantal sake geopper (Malan 1974: 292) waaroor hulle ontevrede was. Hulle het, naas die stel van besware oor verafrikaansing, onder andere gevra of dit nie beter sou wees as die AWS'e eerder onder ’n staatsdepartement sou val nie. Hoe belangrik dit ook al was om duidelikheid te kry oor die sake wat Preller-hulle geopper het, het die WK van AWS 3 gesprekke daaroor gesystap. T.H. le Roux (1920) het, in opdrag van die WK, op 23 Julie 1920 per brief op die voorstelle van Preller-hulle gereageer, maar die beswaardes nie tevrede gestel nie. Die WK het "hom niks daarvan aangetrek nie", het hulle gekla (kyk Steyn 1987: 210). Die meeste van hierdie besware, asook nuwes, sou met die afhandeling van die volgende AWS weer opgediep word.

Die AWS 3-WK het vasberade met hulle verafrikaansingsprogram voortgegaan; hulle het duidelikheid gehad oor hulle doelwit, die beskerming van die Akademie geniet, en wou beslis nie die geleentheid laat kaap om die eerste Afrikáánse AWS saam te stel nie.

Die WK van AWS 3 het besonder vinnig gevorder met hulle werk, en hulle spellingvoorstelle aan die Akademie tydens sy tiende jaarvergadering, wat vanaf 28 tot 30 Januarie 1920 geduur het, voorgelê (Malan 1963: 202). Dié voorstelle is, ná ’n bespreking van enkele gevalle, goedgekeur (Akademie vir Wetenskap en Kuns 1919: 77). Vooraf, in 1918, is die tweede AWS taamlik inderhaas uitgegee, en dit was bedoel as ’n ongewysigde uitgawe van *AWS* 1. ’n Gewysigde AWS 1 wat as AWS 2 kon verskyn, was toe nie gereed nie. AWS 3 is binne twee jaar ná AWS 2 se verskyning voltooi. Uit die talle wysigings wat in AWS 3 voorkom, kan ’n mens aflei dat die WK teen 1918, toe die AWS 3-WK benoem is, alreeds besig was met veranderings aan AWS 1.

AWS 3 was geensins net ’n voortsetting van die vorige twee AWS’e nie. Die voorstelle wat die AWS 3-WK aan die Akademiejaarvergadering voorgelê het, was eintlik ’n *manifes* vir die spel en skryf van Afrikaans, sonder om aansluiting daarvoor by Nederlands te soek. Hulle het ook ’n plan gehad met die Nederlandse woorde wat in AWS 1 en 2 as Standaardafrikaans verpak was, en het beoog om die skade aan die beeld van die Afrikaanse taaleie te herstel.

Die WK van AWS 3 het met hulle verafrikaansingsprogram die reglementering van Afrikaans op Afrikaanse taalkenmerke geskoei, en daarmee ’n belangrike rigtingwyser vir gesprekke oor die eie aard van die spelling van Afrikaans gelê.

Die Taalkommissies van die res van die 20ste eeu het, naas hulle ander werk, steeds die verafrikaansing van die vernederlandste AWS 1 en 2 in die oog gehad. In etlike gevalle het die vernederlandste vorme toe al in Afrikaans wortel geskiet, en was die vernederlandsings nie meer omkeerbaar nie. ’n Nederlandse vorm (*restaurant*), wat in die hitte van die stryd oor die inhoud van AWS 4 teruggebring is, verskyn in 2017 as wisselvorm naas AWS 3 se Afrikaanse *restourant*. (Kyk McLachlan 2016: 487 hieroor.) Conradie (2010) toon ook aan dat tipiese Nederlandse vorme soos *bedroë* soms onontbeerlike funksies in Afrikaans begin vervul het, en nie meer as onafrikaans gesien kan word nie.

Indien daar Akademielede was wat die AWS 3-WK-voorstelle té Afrikaans gevind het, kon hulle suspisie waarskynlik getemper gewees het deur die mededeling in die “Voorwoord” van AWS 3 (1921: v) dat “die veranderinge in die Nuwe Spelreëls nie groot [is] nie” – waarmee die AWS 3-WK die impak van hulle program van verafrikaansing probeer versluier het. Inderwaarheid het hulle wél ingrypende veranderings aangebring. AWS 3 was die AWS-uitgawe wat die sistematies omvangrykste spellingvereenvoudiging ingevoer het, merk McLachlan (2016: 484) op. Malan (1974: 292) beweer ook “die goedkeuring van die voorgestelde spelreëls en die uitgee daarvan in 1921 [as AWS 3] was ’n prestasie en sege vir die voorstanders van Afrikaans”. Gedurende daardie tyd het Afrikaans ook meer aandag begin geniet van politici wat hulle om J.B.M. Hertzog gegroepeer het (Giliomee 2003: 360), en het Afrikaanssprekendes met meer selfvertroue Afrikaans gebruik.

Om die *f*/*v*- en *y*/*ei*-spellingvariasies in Afrikaans op te hef? Dit was met die maak van AWS 3 die regte tyd daarvoor, maar so ver het die AWS 3-WK nie gekom nie. Die grondbeginsel waarvolgens Afrikaans nie onnodig van VNS afwyk nie, is ook behou, ondanks die verafrikaansings in AWS 3. Hiervan spreek byvoorbeeld die grondbeginsel (d) in AWS 3 (1921: vii). Gustav Preller het die behoud van dié grondbeginsel in 1918 sterk verdedig (Akademie vir Wetenskap en Kuns 1921: 28); dit is uiteindelik eers in 1992 geskrap.

In 1926, tydens ’n vergadering van die Spellingkommissie (soos die WK toe genoem is) op 28 en 29 September, het D.F. Malherbe (1926: 106), wat toe voorsitter was, die verafrikaansing van die AWS’e terugskouend gemotiveer as

> ’n billike tegemoetkoming aan ’n regmatige eis van ’n jong taal wat nie deur onnodig knellende bande gehinder behoort te word nie.

Met “knellende bande” het Malherbe die Hollandse tradisie van AWS 1 en 2 in gedagte gehad. Die Hollandse spellingmodel sou sekerlik ook inhiberend ingewerk

het op spontane nuutskeppings in Afrikaans. Die uitbreiding van die Afrikaanse woordeskat deur grootskaalse invoerings en aanpassings uit Nederlands, wat tot op ’n bepaalde hoogte wel nodig was, is meermale goedgepraat as ’n verryking van Afrikaans (iets waartoe dit wél kon dien). Dit het Afrikaanssprekendes egter ontmoedig om self aan hulle woordeskat te skep. Laasgenoemde vaar juis baie goed met die maak van nuwe woorde, soos in die veertigerjare geblyk het uit vindingryke vaktaalnuutskeppings (vergelyk Terblanche 1974), asook uit die winste wat inisiatiewe soos VivA-Afrikaans se *Varsgebek* oplewer. Die *Wilde Woordeboek*-projek (Basson & andere 2002), en soortgelykes, het Afrikaans se woordeskat eweneens verryk.

## Die eerste Afrikáánse AWS

Met hulle strewe om “sover moontlik die reëls uit Afrikaans self te formuleer, sonder Nederlands daarby te haal” (AWS 3 1921: iv), en met inagneming van die taalpolitiese ruimte waarbinne hulle kon maneuvreer, het die AWS 3-WK hulle verafrikaansingsprogram uitgevoer. Enkele stimulerende gedagtes wat uit hulle verafrikaansings volg, en spellinggevalle wat hulle bereël het, word vervolgens uitgelig.

Met die verafrikaansing wat in AWS 3 teweeggebring is, het die neerlandistiese woordeskat van AWS 1 en 2 verstaanbaar in die slag gebly, waaronder *auto, bigot, edukasie, eksepsie, relaksasie* en *tutoyeer* (om iemand met “jy” of “jou” aan te spreek).

In AWS 1 en 2 is daar 17 inskrywings met die Afrikaanse woordvorm *deur* (in Hollands: *door*) opgeneem. In 7 van hierdie gevalle is samestellings met *door* as wisselvorm ingeskryf, soos *deurgaans* naas *doorgaans.* Nie een wisselvorminskrywing met bestrekking tot *deur/door* is in *AWS 3* behou nie.

Die Hollandse woord *niet* het ook onder die AWS 3-WK se verafrikaanste soeklig gekom. Dié inskrywing is geskrap, wat implikasies gehad het vir die samestellings met *niet-* uit AWS 1 en 2. Die *-t* van die Hollandse vorm is in AWS 1 vervat in woorde soos *nietteënstaande,* maar die WK van AWS-3 het by dergelike samestellings *nie-* verkies, byvoorbeeld in **nie+teenstaande* (*nieteenstaande)* en **nie+temin (nietemin)*, hoewel *nietsbeduidend* met behoud van *niet* opgeneem is (soos in AWS 1). Vanuit ’n Afrikaanse oogpunt is daar geen rede waarom *niet/niets*, en samestellings daarmee, in Afrikaanse normeringspublikasies bestaansreg sou hê nie. (In AWS 4 en 5 is *nietsbeduidend* steeds behou, wat moontlik aan ingrepe van buite toegeskryf kan word; kyk Van Rensburg 2019.)

Die Afrikaanse woord *niks* is lank reeds wydverspreid gebruik, en was tiperend van Afrikaans (in kontras met die gebruik daarvan in Nederlands). Elffers & Viljoen se VHS-woordeboek uit 1908 (*Nederlands Woordeboek voor Zuid-Afrika*) het wel *niks* opgeneem gehad, maar dit as Afrikaans geëtiketteer; die voorkoms van die woord in die "vroeë" woordelyste wat Van der Merwe (1971) gebundel het, onderskryf die korrektheid van dié etiket. Van Hogendorp het *niks* byvoorbeeld in 1879 as kenmerkend van Afrikaans opgeteken, Kern in 1890, Pannevis in 1880, Mansveldt in 1884 en Du Toit in 1906 (blykens Van der Merwe 1971: x, 43, 80, 98, 102, 103,152, 187, 242, 243, 352, 256).

Die WK van AWS 3 het in verskeie gevalle die tipies Nederlandse spellings wat hulle in AWS 1 en 2 teëgekom het, vervang met letters vir klanke wat eie is aan Afrikaans. Dit het gebeur met woorde soos *envelop*, *eventueel, improviseer, privilegie* en *universeel*, wat voorheen met 'n *-v-* gespel is, soos in Nederlands. In AWS 3 is hulle slegs met 'n Afrikaanse *-w-* gespel, sonder wisselvorme: *enwelop*, *ewentueel*, *ewolusie*, *improwiseer, priwilegie*, *uniwerseel* en *uniwersiteit*. In AWS 4 (1931) is die *v*-spelling weer terug (*envelop*, *privilegie, universeel*), naamlik as gevolg van die besluite wat op die twee spellingkonferensies van 1930 en 1932 (vergelyk Odendaal 2012: 349 en verder) geneem is om die verafrikaansing van AWS 3 hok te slaan. Sommige *w*-spellingvorme is in AWS 4 darem as wisselvorme behou: *ewolusie*, *uniwersiteit*. AWS 4 se skrifbeeldweergawe van Afrikaanse woorde het merkbaar verskil van AWS 3 s'n.

Die AWS 3-WK het ook nie so ver gekom om die *w*-spelling in die woorde *Janewarie* en *Feberwarie* op te neem nie. Dié uitspraak was goed bekend onder Afrikaanssprekers, soos Le Roux & Pienaar (1971: xiii) aangedui het. AWS 1 tot 3 se inskrywings het *Januarie* en *Februarie* gelui, soos in Nederlands. Hierdie spelling het tot letteruitspraak onder Afrikaanssprekendes gelei, wat Le Roux & Pienaar (1971: xii) 'n "versonne" uitspraak genoem het. (Die eerste druk van hulle uitspraakwoordeboek het in 1945 verskyn.) "Waarom moet gewone woorde anders uitgespreek word as in die beskaafde volksmond? Geen ander norm het hier reg van bestaan nie," protesteer hulle (Le Roux & Pienaar 1971: xii) teen Nederlandsagtige letteruitsprake. 'n Mens wonder of die spellings *Janewarie* en *Feberwarie*, soos bekend in die "beskaafde volksmond", nie eintlik al in AWS 1 opgeneem moes gewees het nie.

Vir die 62 inskrywings wat in AWS 1 en 2 (getrou aan die Nederlandse spelling) met *c-* begin het, soos *centraal*, *citaat, civiel* en *cylinder*, het die AWS 3-WK 'n Afrikaanse skrifbeeld geskep. Hulle het die *-c-* vervang met 'n *-s-*, of 'n *k-*, al het dit nie 'n uitspraakwysiging tot gevolg gehad nie. Daar het net drie van dié

AWS 1 en 2-inskrywings in AWS 3 oorgebly (*christelik*, *christen* en *Christus*), waar hulle van 'n Afrikaanse wisselspelling voorsien is (*kristelik*, ensovoorts). *Kristelik* en sy maats, met hulle AWS 3-spelling, is nie in *AWS* 4 weer op dié manier as wisselspelling aangegee nie.

Woorde uit ander tale met aanvangs-c, en nie net uit Nederlands nie, beslaan in AWS 10 (2009) net meer as twee bladsye, waaronder afleidings van Griekse vorme soos *chronos* (tyd), wat dié Taalkommissie as wisselvorme erken het (kyk Carstens 2011: 259). In AWS 11 tel dergelike inskrywings ietwat meer. Die verafrikaanste spelling van byvoorbeeld *kristelik* en sy kamerade in AWS 3 het nie in die volgende eeu weer hulle terugkeer gemaak nie.

Deur die skrapping van neerlandistiese inskrywings en wisselvorme het die WK van AWS 3 die omvang daarvan sodanig verminder dat AWS 3, met nuwe inskrywings en al, slegs 4 bladsye meer bevat het as AWS 1 en 2. Die 196 bladsye van AWS 1 het net tot 200 gegroei. Eksteen (1985: 179) het uitgewys dat die 15 680 woorde van AWS 1 in AWS 3 net vermeerder is tot 16 400 woorde.

Die Nederlandse skryftradisie om *-ij-* in woorde soos *ijs* te gebruik, wat in AWS 1 en 2 nog nagevolg is, is nie deur die AWS 3-WK voortgesit nie; slegs die letter *-y-* kon in Afrikaans gebruik word (*ys*). Dit het meegebring dat *Woordelijs* in die naam van AWS 3 as *Woordelys* geskryf moes word. Dié spelwyse is sedertdien nie verander nie.

AWS 3 se WK het inskrywings soos *allesins*, *andersins*, *enigsins*, *geensins*, *menigsins* en *veelsins* sonder die verdubbeling van die *-s-* geskryf. In AWS 1 en 2 is die *-s-* in sulke woorde verdubbel (*anderssins*), op die patroon wat Elffers & Viljoen (1908) ooreenkomstig hulle Nederlandse spelmanier gehandhaaf het (*anderszins*).

AWS 1 en 2 het in 'n verdere opsig die Hollandse tradisie gevolg en die sogenaamde "stom-*w*" wel gehuisves. Die AWS 3-WK het daarenteen 'n Afrikaanse skryftradisie begin, waar die ooreenstemmende woorde sonder 'n *-w-* geskryf is. (Le Roux 1926: 274 het van hierdie *w-* as die "hinderlike" *w* gepraat.) Die WK van AWS 3 het dus *vrou, trou, blou*, *gou*, *jou* (as besitlike sowel as persoonlike voornaamwoord), *pou*, *poue*, *vrouens*, *ru*, *sku*, *u* (*uw* in AWS 1), *nuut* (*nuwt* in AWS 1), *nuus* (*nuws* in AWS 1) en *joune* (en nie *jouwne* nie) gelegitimeer as die nuwe spellingnorm vir hierdie woorde in Afrikaans.

J.J. Smith was nie gelukkig met die WK se besluit om nie die "stom-*w*" in Afrikaans te skryf nie. In die WK het hy 'n minderheidstandpunt oor die behoud van die VHS-spelling in Afrikaans bly voorstaan, en hy het sy siening ook buite die SK verkondig, waardeur hy hom in die pro-Nederlandse faksie se kamp teen

die verafrikaansing van AWS 1 en 2 bevind het. Smith het die VHS, en ook sy eie skryfstelsel vir Afrikaans (Steyn 2014: 215), verkies bo die verafrikaanste vorme. Oor die "stom-*w*" het hy (Smith 1920:5 ) sy standpunt soos volg geregverdig: "Ons oog is nou eenmaal daaraan gewend om vrouw met 'n w te sien; waarom kan dit nou nie maar bly nie?"

Onder die invloed van Nederlands is daar in AWS 1 in woorde soos *aanstonds*, *afdraands*, *oorhands*, *opdraands*, *saands*, *soggends* en *voorwendsel* 'n -*d*- voor die -*s*- geskryf. Die AWS 3-WK het 'n einde daaraan gemaak. In Afrikaans, het hulle besluit, moes woorde soos *aanstons*, *afdraans*, *oorhans*, *opdraans*, *saans*, *soggens* en *voorwensel* voortaan sonder die -*d*- gespel word. Afrikaanssprekendes was tuis met dié reël: Hulle het daardie -*d*- in hulle spreektaal nie uitgespreek nie. S.J. du Toit het *soggens* byvoorbeeld in 1908 (kyk Van der Merwe 1971: 229) as eie aan Afrikaans opgeteken, wat ooreenkom met Pettman (1913) se optekening van *soggens* (en *aans*) in sý woordelys.

Die Franse voorbeeld was weer daarvoor verantwoordelik dat 'n -*d*- geskryf is in die naam *Simondsberg*, waar die Hugenotepredikant ds. Pierre Simond (1688–1702) vernoem is. Dié naam is mettertyd verafrikaans tot *Simonsberg*.

Wat het van hierdie kategorie vernuwings van AWS 3 geword? Woorde uit dié groep is in AWS 11, van 'n honderd jaar later (2017), met én sonder die -*d*- opgeneem: *aanstons*, *saans*, *soggens*, maar ook *afdraandes*, *oorhands* en *opdraandes*. In die loop van honderd jaar het talle – en uiteenlopende – faktore meegewerk aan die spelling van Afrikaanse woorde.

Die AWS 3-WK het ook sekere voornaamwoordvorme vervang, soos *ik* met *ek* (kyk ook Steyn 2014: 157). Daarmee het hulle 'n veelseggende besluit geneem wat raakpunte het met heelwat ander aspekte van Afrikaans, en wat teruggereik het na die Afrikaans wat die ATV geskryf het.

J.J. Smith was nie net 'n lid van die WK van AWS 3 nie, maar was tydens die samestelling van AWS 3 al 'n paar jaar lank redakteur van *Die Huisgenoot* (Steyn 2014: 166). Dié blad het baie invloed op sy lesers gehad, en Smith het krediet opgeëis vir die standaardisering van *ek* (Smith 1920: 10). Hy het gesê dat hy ook vir die standaardisering van *baie*, *bring*, *dink* en *somaar* gesorg het (Smith 1920: 10), sonder om die rol van ander reglementeerders te oorweeg het. Hierdie kleim wat hy afgesteek het, gee die indruk dat hy verafrikaansing wou bevorder het, wat nie die geval was nie, soos hierbo aangedui is.

Smith het by geleentheid in *Die Huisgenoot* van "ons" geskryf, asof hy namens die WK praat. Daarop het Le Roux gesteurd gereageer in 'n brief van 10/9/1921 aan

die Akademiesekretaris: “Baie grappig is die onderskeid wat hy maak tussen die twee onse; die ons van die Huisgenoot en die van die Woordelyskomitee.” (AREA, Akademieargief, korrespondensie Akademiesekretaris en Le Roux)

By terugblik het Le Roux (1926: 272) laat blyk dat hy met drie van die vroeëre erflatings van AWS 1 en 2 nie tevrede was nie. Onder sy voorsitterskap van AWS 3 is elkeen van dié spellingbereëlings verander. Die erkenning van *ek*, in die plek van *ik*, was een van die drie gevalle. Die spelling *nuws*, met ’n *-w-*, soos in Nederlands, en die “ongewenste” (Le Roux 1926: 272) spelling van *mijn* en *sijn* in Afrikaans, was die ander twee gevalle – Afrikaanse spellingvorme wat al uit die ATV-tyd uit kom, maar deur die AWS 1-WK geïgnoreer is. Die normverandering waarvolgens *ek* gestandaardiseer en *ik* geskrap is, was verder betekenisvol omdat die gebruik van die eerstepersoonsvorm van die persoonlike voornaamwoord gestigmatiseer was as Khoi-Afrikaans (“ek is, ek heef”*)*, soos Changuion (1848: 100) al vroeër uitgewys het. Woorde wat as Khoi-Afrikaans gemerk is, het – taalsosiologies gesien – nie maklik vanaf sprekers van die onderste taalvlakke toegang verkry tot die Nederlandsgetinte gestandaardiseerde kode van die AWS’e nie. (*Ons* as onderwerpsvorm is nog so ’n geval.) Tydens die ATV-kongres in Desember 1908, sestig jaar ná Changuion se waarneming, is daar ernstig oor die algemene aanvaarbaarheid van *ek* geredeneer, en die “ek-manne” en die “ik-manne” het met mening teenoor mekaar standpunt ingeneem, skryf Le Roux (1968: 169). Die behoud van *ek* in daaropvolgende AWS’e toon hoe wydverspreid *ek* toe al in gesproke Afrikaans gebruik is.

Die gedetermineerdheid van die WK van AWS 3 om *ek* te erken as Standaardafrikaans en om slegs die Afrikaanse woord *ek* op te neem, blyk uit hulle formulering van reël 32 in AWS 3, oor dié woord, waar tussen hakies beklemtonend toegevoeg is dat slegs “ek (nie ik nie)” deur hulle erken word.

Die voornaamwoorde *my* en *sy*, ook op Le Roux (1968: 169) se wenslys, is in AWS 3 eweneens as die enigste Standaardafrikaanse vorme erken, sonder die Nederlandse woorde *mijn en sijn* van AWS 1 en 2 as wisselvorme. Hierdie “wijsiging [van ij na y toe] breek onnodiglik met die tradiesie”, het Preller (Akademie vir Wetenskap en Kuns 1921: 28) op sy beurt weer daarteen geprotesteer.

Die AWS 3-WK het, behalwe die standaardisering van kenmerkende Afrikaanse woorde soos *ek*, ook erkenning gegee aan tipiese Afrikaanse klanke, soos die stemhebbende velêre eksplosief in woordaanvangsposisie wat hulle toe in Standaardafrikaans met *gh-* geskryf het (*ghantang*, *ghwarrieboom*). In AWS 1 is dié klank met ’n *g-* geskryf.

Die WK van AWS 3 het die spelling van *-e-* in verboë vorme en afleidings van woorde soos *twee*, *tree*, *see* en *wee* in oop lettergrepe met een *e-* geskryf, soos in *twede* en *twedens*, *seë*, *weë* (AWS 3 reël 4 [c] [a] 1921: ix). Daarmee het hulle aangesluit by die *Patriot*-sisteem en die sisteem wat *Ons Taal* gevolg het (vergelyk Steyn 2014: 91 oor *Ons Taal*). *Ons Taal* het onsuksesvol beoog om die gaping te vul wat die verdwyning van *Ons Klyntji* (van die GRA) gelaat het, en hulle besluit hieroor het gelui:

> Di algemene reël vir *Ope Lettergrepe* is: In Ope Lettergrepe blij di letters a, e, i, o, u, enkel, onverskillig of hulle *lange* of korte klanke voorstel, b. v.: [...] twede (*Ons Taa*l 1908: 7).

In ander Afrikaanse spellings is *ee-* geskryf. Die ATV het op ’n kongres in 1908 besluit om die *-ee-* in afleidings en samestellings (*tweedens*, soos in die VNS) te skryf (Le Roux 1926: 267). Die pro-Afrikaanse *Ons Land* het hierdie *ee*-spelling ook gevolg, in navolging van die ATV. Dit was nie ’n eenvoudige taak om al die VHS-reëls te vervang met reëls vir die skryf van woorde wat van Nederlands verskil nie, veral as die reëls (en die motivering daarvoor) nie duidelik en deursigtig was nie. Die reël waarvolgens *twede* gespel is, was ’n voorbeeld daarvan. Die AWS 4-SK het daarna klei getrap om die spelling van *twede* (ensovoorts) te verantwoord, en het dit geregverdig op grond van die “ligte agtervoegsel” *–de* (en ook *ery* en *-er*) wat daarop gevolg het (AWS 4 reël 3 [d] 1931: xviii). Die spelling *twede* het van AWS 5 af *tweede* geword, en van die kategorie “ligte agtervoegsel” is ook nie meer gehoor nie. Die besluit om die GRA-spelling *twede* voort te sit, het in 1918 ook simboliese waarde gehad om te wys dat Afrikaans anders as Nederlands gespel kon word.

En die spelling van die pleknaam *Vereeniging*? In AWS 3 is die spelling van die selfstandige naamwoord *vereniging* behou, soos dit in AWS 1 en 2 geskryf was, asook in die VHS. Daarna het dit onveranderd gebly. Die latere stad *Vereeniging* is in 1892 geproklameer en het sy naam te danke aan die laaste woord in die naam van die Nederlandse mynmaatskappy wat daar werksaam was: *De Zuidafrikaansche en Oranje Vrijstaatsche Kolen en Mineralen- Mijn Vereeniging* (Raper & andere 2014).

## ’n Uitspraakkwessie: nasalering

In hulle manifes vir verafrikaansing het die AWS 3-WK ook die aandag gevestig op die Afrikaanse nasaleringomgewing (vokaal+nasaal+konsonant, oftewel V+N+K, soos in die woorddeel *gems-* in *gemsbok*), waarvan die uitspraak van die *m-*

verskil het van die uitspraak in ooreenstemmende Nederlandse woorde. Le Roux (1910: 97) het in sy proefskrif al die opinie uitgespreek dat die nasale konsonant in die nasaleringsomgewing van Afrikaanse woorde verkieslik as *-n-* gespel moet word, met *lanfer* en *gensbok* as voorbeelde. In AWS 1 en 2 is die betrokke woorde volgens die Hollandse spelling opgeneem: *gemsbok*, *kamfer*, *komfoor*, *lamfer*, ensovoorts. Die AWS 3-WK het hierdie inskrywings verander tot *gensbok*, *kanfer*, *konfoor* en *lanfer*. Die *m*-spelling kom ooreen met die VHS-spelling, soos deur Elffers & Viljoen (1908) aangegee, 'n publikasie wat AWS 1 se inhoud in 'n groot mate beïnvloed het (Van Rensburg 2017b). Mansveldt (1884) het *gensbok* naas *gemsbok* in sy *Idioticon* opgeteken. Odendaal (2016: 261) wys daarop dat Mansveldt al vroeg die eiesoortigheid van Afrikaans as onafhanklike taal naas Nederlands raakgesien het (soos ook aangetoon deur Gouws 2003). Le Roux & Pienaar (1971: xii) het nasalering nadruklik as tipies Afrikaans bevestig: "Dat die Hollander die -n- uitspreek in alledaagse woorde soos mens en kans is egter volstrek geen rede waarom ons dit sou doen nie; inteendeel, dit sou baie onnatuurlik wees en 'n verkragting van die taaleie." Nasalering kom in verskillende grade voor, soos "mêse" vir *mense* (Pienaar 1939: 19); onder dialeksprekers van Afrikaans kan nasalering selfs duideliker gehoor word. Heinrich Meyer (1901: xiii–xv), 'n medewerker aan die Duitse Woordeboek, se inskrywing *chängsbok* in die woordelysgedeelte van sy grammatika van Afrikaans, het die aandag indirek gevestig op spellingimplikasies wat Afrikaanse genasaleerde woorde kan inhou.

Meyer het sy Afrikaanse grammatika in Duitsland saamgestel (*Die Sprache der Buren*), met besoekers uit Suid-Afrika as segspersone, en het ook 'n groot verskeidenheid geskrewe bronne oor Afrikaans gebruik (Meyer 1901: xiii–xv). Hy het waargeneem dat die *-n-* in die nasaleringomgewing ook gevelariseer kan word ("zugleich den gutturalen Klang (ng) annimmt"), wat op 'n swaarder graad van nasalering dui. Miskien was dit die slot-*n* wat Boniface (1971: 39) gehoor het, en wat Meyer as *-ng-* gespel het? Hy het *chängsbok* en *sengs* (vir 'n *sens*) as voorbeelde daarvan aangegee (Meyer 1901: 33).

Die *ch-* van *chängsbok* dui heel waarskynlik op palatalisasie, soos by dialekprekers (van Khoi-Afrikaans), wat ook geneig is tot swaarder nasalering (*-ng-*). As wisselvorme het Meyer ook *génsbok* en *sêns* opgeteken, wat die ligter nasalering op die ander end van die nasaleringspektrum verteenwoordig, soos wat die sprekers van Veeboer-Afrikaans dit gebruik het.

Latere studies het ook aspekte belig van die gevalle wat in Meyer se werk na vore gekom het (onder andere dié van D.B. Bosman 1937, Ponelis 1974 en Scholtz 1963). Scholtz (1963: 208) het daarop gewys dat daar in die V+N-klankomgewing

waar *-en* onderliggend voorkom, asook by vergelykbare *ing*-afleidings (byvoorbeeld *heiden/heiding*), 'n aantal tipiese Afrikaanse uitsprake voorkom wat nie Nederlandse eweknieë het nie.

Afrikaanssprekendes se uitspraak het heelwat woorde in hierdie klankomgewing gemerk as nié "algemeen gangbaar of beskaaf" nie, het Scholtz (1963: 208, 209) gevind. Dit was die rede waarom dié woorde "nie in die Akademie-woordelys" opgeneem is nie, het hy beweer. Daaronder val die bogenoemde *heiding*, asook *Maartings* (Maartens), *affêring* (affêre) en *feiting* ('n rytuig, met Engels *phaeton* in gedagte), ensovoorts. (Pannevis, ongeveer1880: 77, het *fyten* opgeteken, sonder velarisasie.) Die gemerktheid wat Scholtz waargeneem het, het meegebring dat normeerders die verskrifteliking van die swaarder nasaleringuitspraak by dialeksprekers ontduik het.

Die AWS 3-WK se *n*-spelling van die bostaande groep woorde het die aandag geplaas op 'n ligter graad van nasalering van Afrikaanse woorde, wat hierdie uitspraakverskil van Afrikaans teenoor dié van Nederlands illustreer. Die *n*spelling was al 'n stap in die rigting van die erkenning van die voorkoms van Khoi-Afrikaans in plattelandse Afrikaans, en van Khoi-invloed op ander Afrikaanse variëteite, asook die neerslag daarvan in Afrikaans se standaardkode.

Die *-n*-spelling het spartelend oorleef, maar nie omdat die WK van AWS 3 daaroor verkeerd geoordeel het nie. Met die druk op die AWS 4-SK om weer Nederlands in AWS 4 in te skryf, moes die SK van AWS 4 weer teruggegaan het na die AWS 1-spelling van *gemsbok*, maar hulle het darem *lanfer, kanferolie* en *konfoor* behou. In AWS 11 (2017) staan *gemsbok*, maar ook *lanfer*, *kanfer* of *kamfer*, en *konfoor*.

## Terugskouend

Die samestellers van eerste uitgawes van die AWS, wat met die taak belas was om die spelling van Afrikaans onder oë te neem, het voor besondere uitdagings te staan gekom. Een daarvan was om rigting aan die wankelrige Afrikaanse skryftradisie te gee, en in die proses die bestaande reglementering van Afrikaans te herstandaardiseer. Terwyl die samestellers van AWS 1 en AWS 2 onder groot druk verkeer het om so na as moontlik aan die Nederlandse tradisie te bly, is daar met die derde uitgawe doelgerigte stappe gedoen om 'n nuwe basis te lê vir die vestiging van 'n eie Afrikaanse ortografie – nie net as gevolg van die samestelling van die betrokke kommissie nie, maar ook deur die behoefte aan uitvoerbare standaardisasie.

Hoewel talle Afrikaanshede steeds agterweë gebly het, kan dié rigtingverandering in sekere opsigte as ’n paradigmaskuif beskou word. Indien die voornemens van die Taalkommissie (wat nie allerweë gewild was nie) nie deurgevoer is nie, sou standaardisasie waarskynlik nie so ’n verreikende uitwerking gehad het op die spelling van Afrikaans soos ons dit vandag ken nie.

*Nelson Mandela Universiteit & Noordwes-Universiteit*

❖

# Bronnelys


Akademie vir Wetenskap en Kuns. 1910-1922. *Jaarboeke* 1 tot 12.

AWS 1: Le Roux, T.H., Malherbe, D.F. & Smith, J.J. (reds., in opdrag van die Suid-Afrikaanse Akademie vir Taal, Lettere en Kuns). 1917 (1ste uitgawe). *Afrikaanse woordelijs en spelreëls*. Bloemfontein: Het Volksblad-Drukkerij.

AWS 2: Le Roux, T.H., Malherbe, D.F. & Smith, J.J. (reds., in opdrag van die Suidafrikaanse Akademie vir Taal, Lettere en Kuns). 1918 (2de uitgawe). *Afrikaanse woordelijs en spelreëls.* Bloemfontein: De Nationale Pers.

AWS 3: Bosman, D.B., Le Roux, T.H., Malherbe, D.F. & Smith, J.J. (reds., in opdrag van die Suidafrikaanse Akademie vir Taal, Lettere en Kuns). 1921 (3de uitgawe). *Afrikaanse woordelys en spelreëls*. Bloemfontein: Die Nasionale Pers.

AWS 4: Boshoff, S.P.E., Bosman, D.B., Le Roux, T.H. & Malherbe, D.F. (reds., in opdrag van die Suid-Afrikaanse Akademie vir Taal, Lettere en Kuns). 1931 (4de uitgawe). *Afrikaanse woordelys en spelreëls*. Bloemfontein, Kaapstad & Stellenbosch: Nasionale Pers.

AWS 5: Boshoff, S.P.E., Bosman, D.B., Hiemstra, L.W., Le Roux, T.H. & Malherbe, D.F. (reds, in opdrag van die Suid-Afrikaanse Akademie vir Taal, Lettere en Kuns). 1937 (5de uitgawe). *Afrikaanse woordelys en spelreëls*. Bloemfontein, Kaapstad & Pretoria: Nasionale Pers.

AWS 6: Taalkommissie (samest., in opdrag van die Suid-Afrikaanse Akademie vir Wetenskap en Kuns). 1953 (6de uitgawe). *Afrikaanse woordelys en spelreëls*. Kaapstad, Bloemfontein & Johannesburg: Nasionale Boekhandel.

AWS 7: Taalkommissie (samest., in opdrag van die Suid-Afrikaanse Akademie vir Wetenskap en Kuns). 1964 (7de uitgawe). *Afrikaanse woordelys en spelreëls*. Kaapstad & Johannesburg: Tafelberg-Uitgewers.

AWS 8: Taalkommissie (samest., in opdrag van die Suid-Afrikaanse Akademie vir Wetenskap en Kuns). 1991 (8ste uitgawe). *Afrikaanse woordelys en spelreëls*. Kaapstad: Tafelberg.

AWS 10: Taalkommissie (samest., in opdrag van die Suid-Afrikaanse Akademie vir Wetenskap en Kuns). 2009 (10de uitgawe). *Afrikaanse woordelys en spelreëls*. Kaapstad: Pharos.

AWS 11: Taalkommissie (samest., in opdrag van die Suid-Afrikaanse Akademie vir Wetenskap en Kuns). 2017 (11de uitgawe). *Afrikaanse woordelys en spelreëls*. Kaapstad: Pharos.

Basson, J. & andere. 2002. *Wilde Woordeboek*. Pretoria: Lapa Uitgewers.

Boniface, C.E. 1971. Hendrik Kok. In Nienaber, G.S. *Afrikaans in die vroeër jare*. Johannesburg: Voortrekkerpers, pp. 36-45.

Bosman, D.B. 1937. ’n Ondersoek na die gevelariseerde *·ing* in Afrikaans. *De Nieuwe Taalgids*, 31:58-70.

Bosman, F. C. L. 1959. Geskiedkundige oorsig van die Suid-Afrikaanse Akademie vir Wetenskap en Kuns. In *Feesalbum 1909–1959*. Pretoria: Suid-Afrikaanse Akademie vir Wetenskap en Kuns, pp. 73-166.

Carstens. W.A.M. 2011. *Norme vir Afrikaans: enkele riglyne by die gebruik van Afrikaans.* Pretoria: Van Schaik.

Carstens, W.A.M. & E.H. Raidt 2019. *Die storie van Afrikaans: uit Europa en van Afrika. Biografie van 'n taal. Deel 2: Die Afrikageskiedenis van Afrikaans*. Pretoria: Protea Boekhuis.

Changuion, A.N.E. 1848. *De Nederduitsche taal in Zuid-Afrika hersteld, zijnde eene handleiding tot de kennis dier taal, naar de plaatselijke behoefte van het land gewijzigd*. Amsterdam: J. van der Vliet / Kaapstad: Collard.

Claassen, L.H. 1977. Die ontstaansgeskiedenis van die Suid-Afrikaanse Akademie vir Taal, Lettere en Kuns. Ongepubliseerde MA-verhandeling. Johannesburg: Randse Afrikaanse Universiteit.

Conradie, C. Jac. 2010. Het Nederlands en de standaardisering van het Afrikaanse werkwoordssysteem. In Van der Wal, M. & E. Francken (reds). *Standaardtalen in beweging*. Münster: Nodus Publikationen, pp. 67-84.

De Waal, J.H.H. 1910. *Africander grammar*. Cape Town: Cape Times.

Du Toit, S.J. 1891. *Afrikaans ons volkstaal. 71 Theses, of stellinge*. Paarl: D F du Toit.

Eksteen, L.C. 1985. Die rol van die akademie in die standaardisering van die Afrikaanse spelling. In Botha, R. P. & Sinclair, M. (reds). Norme vir taalgebruik, *Spil plus 10*, pp. 169-200. https://doi.org/10.5842/10-0-574

Elffers, H. & Viljoen, W.J. 1908. *Beknopt Nederlands woordeboek voor Zuid-Afrika.* Stellenbosch: Victoria Kollege.

Giliomee, H. 2003. *The Afrikaners*. Cape Town: Tafelberg.

Gouws, R.H. 2003. Oor patriotte en ander leksikografiese vernuwers. In Botha. W. (red.). *'n Man wat beur.* Stellenbosch: Buro van die WAT, pp. 71-85.

Kannemeyer, J.C. 1995. *Langenhoven. 'n Lewe*. Kaapstad: Tafelberg.

Kapp, P. 2009. *Draer van 'n droom*. Hermanus: Hemel en See Boeke.

Kok, B. (red.). 1974. *Afrikaans: ons pêrel van groot waarde*: Johannesburg: Federasie van Afrikaanse Kultuurverenigings.

Le Roux, T.H. 1910. Beschrijvende klankleer van het Afrikaans. Ongepubliseerde DLitt-proefskrif, Leiden: Rijks-Universiteit.

Le Roux, T.H. 1920. Antwoord van die Spellingkommissie. *Die Brandwag*, 25 Augustus 1920.

Le Roux, T.H. 1926. Die geskiedenis van die Afrikaanse spelling. In *Gedenkboek ter eere van die Genootskap van regte Afrikaners*. Potchefstroom: Die Weste-Drukkery, pp. 256-277.

Le Roux, T.H. 1968. Die geskiedenis van die Afrikaanse spelling. In Pienaar P. de V. (red.). *Kultuurgeskiedenis van die Afrikaner*. Kaapstad: Nasionale Boekhandel, pp. 163-174.

Le Roux, T.H. & Pienaar, P. de V. 1971 (4de uitgawe). *Uitspraakwoordeboek van Afrikaans.* Pretoria: J.L. van Schaik.

Luther, Jana. 2018. Van huisraad tot kos, waarom nie ook retro-taal nie? *Viva*, 23 Maart. https://viva-afrikaans.org/lees-luister/blog/item/372-retro [6 November 2018] .

Malan, S.I. 1963. *Die spelling van Afrikaans*. Ongepubliseerde D.Litt.-proefskrif. Bloemfontein: Universiteit van die Oranje-Vrystaat.

Malan, S.I. 1974. Die groei van Afrikaans as skryftaal. In Kok, B. 1974:279-293.

Malherbe, D.F. 1926. Verslag van 'n vergadering van die Spellingkommissie van die Suid-Afrikaanse Akademie gehou in Pretoria op 28 en 29 September 1926. *Tydskrif vir Wetenskap en Kuns*, 5(2):105-109.

Malherbe, D.F. 1959. Die beginjare van die S.A. Akademie. *Huisgenoot 42*, 24 Julie:34-35.

Mansveldt, N. 1884. *Proeven van een Kaapsch-Hollandsch idioticon, met toelichtingen en opmerkingen betreffende land, volk en taal*. Kaapstad: Van de Sandt de Villiers & Co.

McLachlan, J.D. 2016. Standaardafrikaans, standaardspelling en die AWS. *Tydskrif vir Geesteswetenskappe*, 56(2-1):477-502. https://doi.org/10.17159/2224-7912/2016/v56n2-1a11

Meyer, H. 1901. *Die Sprache der Buren. Einleitung, Sprachlehre und Sprachproben*. Göttingen: Fr. Wunder.

Odendaal, B.G. 2012. Die herstandaardisering van Afrikaans: 'n Praktiese benadering met die AWS as gevallestudie. Ongepubliseerde PhD-proefskrif. Stellenbosch: Universiteit Stellenbosch.

Odendaal, B.G. 2016. Die rol van die US se Departement Afrikaans en Nederlands in die ontwikkeling van die Afrikaanse leksikografie: Die Nederlands-Afrikaans-stryd gedurende die aanvangsjare. *Tydskrif vir Geesteswetenskappe*, 56(1):257-281. https://doi.org/10.17159/2224-7912/2016/v56n1a16

*Ons Taal*. 1908. 1ste uitgawe, 15 Mei:7.

Pannevis, A. (Ongeveer) 1880. Lys van Afrikaanse woorde en uitdrukkings versamel deur Arnoldus Pannevis. Herdruk in Van der Merwe, H.J.J.M. 1971:61-127.

Pettman, C. 1913. *Africanderisms. A glossary of South African colloquial words and phrases and of place and other names compiled by the rev. Charles Pettman*. Queenstown, London, New York, Bombay and Calcutta: Longmans, Green And Co.

Pienaar, P. de V. 1939. *Praat u beskaaf?* Johannesburg: Voortrekkerpers.

Ponelis, F.A. 1974. Oor [n] > [ŋ]. In Odendal, F.F. & andere (reds.). *Taalkunde – 'n Lewe*. Kaapstad: Tafelberg, pp. 85-89.

Ponelis, F.A. 1998. *Standaardafrikaans en die Afrikaanse taalfamilie*. Departement Afrikaans en Nederlands. (Annale van die Universiteit van Stellenbosch.) Goodwood: Nasionale Boekdrukkery.

Raper, P.E., Möller, L.A. & Du Plessis, L.T. 2014. *South African Place Names*. Johannesburg and Cape Town: Jonathan Ball.

Scholtz, J. du P. 1963. Woorde met sekondêre ing in Afrikaans. *Taalhistoriese opstelle*. Pretoria: Van Schaik, pp. 208-14.

Schonken, J.D. 1918. Purisme. *Die Huisgenoot*, Julie:428-430.

Smith, J.J. 1920. *'n Paar gedagtes oor spellinghervorming: met 'n lys van wysiginge in die Afrikaanse spelling goedgekeur deur die Suid-Afrikaanse Akademie vir Taal, Lettere en Kuns*. Kaapstad: Nasionale Pers.

Steyn, J.C. 1987. Taal beland in die politiek. In Steyn, J.C. *Trouwe Afrikaners*. Kaapstad: Tafelberg, pp. 25-52.

Steyn, J.C. 2014. *"Ons gaan 'n taal maak." Afrikaans sedert die* Patriot*-jare*. Centurion: Kraal Uitgewers.

Steyn, J.C. 2017. Die laaste projek van die "Hollandse taalbeweging in Suid-Afrika": die Vereenvoudigde Hollandse Spelling. *Tydskrif vir Geesteswetenskappe*, 57(2-1), Junie:233-248.

Steyn, R. 2015. *Jan Smuts. Unafraid of greatness*. Johannesburg: Jonathan Ball.

Terblanche, H.J. 1974. Afrikaans as vak- en tegniese taal. In Kok, B. 1974:186-197.

Uys, M.D. 1983. Die Vernederlandsing van Afrikaans. Ongepubliseerde D.Litt.-proefskrif. Pretoria: Universiteit van Pretoria.

Van der Merwe, H.J.J.M. 1971. *Vroeë Afrikaanse woordelyste*. Pretoria: Van Schaik.

Van Rensburg C. 2015. Oor die eerste 50 jaar se maak aan Standaardafrikaans. *Tydskrif vir Geesteswetenskappe*, 55(3):319-342. https://doi.org/10.17159/2224-7912/2015/v55n3a1

Van Rensburg, C. 2017a. Die totstandkoming van die eerste Afrikaanse Woordelys en Spelreëls. In Suid-Afrikaanse Akademie vir Wetenskap en Kuns. (Faksimilee-uitgawe van) *Afrikaanse Woordelys en Spelreëls 1*. Pretoria: Protea Boekhuis, pp. 2-22.

Van Rensburg, C. 2017b. Die slag toe slim sy baas gevang het. *Stellenbosch Papers in Linguistics*, 48:51-66. https://doi.org/10.5774/48-0-280

Van Rensburg, C. 2019. Toe die Vierde Taalkommissie in sy spore gestuit is. *Literator*, 39(2):1-9. https://doi.org/10.4102/lit.v39i2.1488

Zietsman, P. H. 1992. *Die taal is gans die volk. Woelinge en dryfvere in die stryd om die Afrikaner se taal.* Koedoespoort: Sigma Press.

# Tussenspel 2

## Onomastiek – ’n gedig opgedra aan Jaap Steyn

deur Daniel Hugo

vanuit my voorstedelike kamervenster
sien ek deur kaal takke van die uitheemse eik
hoedat sneeu op die Bolandse berge glinster

sonder nadenke geniet ek elke oomblik
van die eurosentriese hoek waaruit ek kyk
na ons Hottentots-Holland – ’n woord, ongeyk,

wat my plotseling aan die smeltkroes herinner
van die taal waarin ek my met vreugde uitdruk
’n woord wat klankryk ons herkoms perfek verklik

Hoofstuk 3

# Afrikaanse spitse op die leksikografiese landskap

deur Rufus H. Gouws

J.C. Steyn se navorsing en publikasies het ’n wesenlike bydrae gelewer tot die ontwikkeling van die Afrikaanse taalwetenskap. As veelsydige akademikus het hy talle aspekte van die Afrikaanse taal by sy navorsing betrek.

Ook in sy kreatiewe literêre werk, en by name in sy digbundel *Die grammatika van liefhê* (1975), speel taal ’n sentrale tematiese rol. In die gedig “Woord en sin” in hierdie bundel sê Steyn (1975: 5) onder meer

> in sinne is alle woorde mýne
> waar ek my in kan verdiep[.]

In die tweede reël van hierdie aanhaling ver-taal hy die verdieping waarvan gepraat word deur die woorde “ek my” by wyse van die proses van setselskeiding letterlik te “verdiep” (te laat insak) in die woord *waarin*; vergelyk ook verdere opmerkings in hierdie verband deur Gouws (1983). Veral in sy werk as taalkundige het Steyn hom egter met toewyding in woorde verdiep. Ter uitvoering van sy werk was hy ook bewus van die rol en hulp van woordeboeke om leiding oor woorde en hulle optekening te bied. In sy publikasie oor G.R. von Wielligh en die Afrikaanse taalbeweging (Steyn 2009: 95) gee hy erkenning aan die hulp wat die kantoor van

die *Woordeboek van die Afrikaanse Taal* (WAT) aan hom gebied het om bepaalde inligting te bekom:

> By verdere navraag het me. Tanja Harteveld met behulp van die gevorderde nuwe elektroniese WAT-soekfasiliteit 611 gebruiksvoorbeelde van Von Wielligh in die sentrale teks van dele A tot R, soos geëkserpeer tot 8 Februarie 2010, geïdentifiseer[.]

Dit is nie net sy benutting van die WAT wat hier ter sake is nie, maar ook sy verwysing na die "gevorderde nuwe elektroniese WAT-soekfasiliteit". Die inwerkingstelling van hierdie soekfasiliteit is een van die talle spitse op die ontwikkelingsroete van die Afrikaanse leksikografie. Spitse vind 'n mens op baie plekke in die ontwikkeling van die breë gebied van die Afrikaanse taalkunde. J.C. Steyn se omvattende werk en indringende aandag aan talle aspekte van die Afrikaanse taalkunde en die ontwikkeling van Afrikaans, asook sy sterk fokus op die Afrikaanse taalgemeenskap en hulle "tuiste in eie taal" het talle sulke spitse opgelewer. In hierdie artikel met sy fokus op leksikografiese spitse bring ek graag hulde aan Steyn as veelsydige taalkundige en gewaardeerde kollega. Die artikel bied 'n kort oorsig oor aspekte van die ontwikkeling van die Afrikaanse leksikografiese praktyk. Enkele vernuwende kenmerke van een woordeboek wat 'n spits op die Afrikaanse leksikografiese landskap verteenwoordig, te wete die *Reader's Digest Afrikaans-Engelse Woordeboek/English-Afrikaans Dictionary*, word vanuit 'n metaleksikografiese perspektief bespreek. Uit hierdie bespreking blyk die waarde wat die algemene metaleksikografie kan put uit hierdie voorbeeld uit die Afrikaanse leksikografiepraktyk.

## Leksikografiese spitse op die vroeë Afrikaanse taallandskap

### Tweetalige woordeboeke

Die belangrikste fase in die vroeë ontwikkeling van die Afrikaanse leksikografie was die 19de eeu, met die verskyning van onder andere Changuion (1844) en Mansvelt (1884) se woordeboeke. Alhoewel hierdie twee leksikograwe verskillende redes vir die samestelling van hulle onderskei woordeboeke gehad het (vergelyk, onder meer, Gouws 2003), het albei woordeboeke 'n wesenlike rol in die grondlegging van die Afrikaanse leksikografiepraktyk gespeel. Ander vroeë Afrikaanse woordeboeke

wat beduidende leksikografiese spitse was, was die *Patriotwoordeboek/Patriot Dictionary* (Anoniem [SJ du Toit] 1902/1904), die eerste uitgawe van Kritzinger & andere se *Woordeboek: Afrikaans-Engels, Engels-Afrikaans* (1926), die voorloper van Van Schaik se *Groot Woordeboek/Major Dictionary* waarvan die veertiende en laaste uitgawe (Eksteen & andere 1997) in 1997 verskyn het, asook Bosman & andere (1931/36) se *Tweetalige Woordeboek/Bilingual Dictionary*, wat ongetwyfeld dié gesagsbron van die tweetalige leksikografie met Afrikaans en Engels as taalpaar sou word. Laasgenoemde het verskeie verdere uitgawes beleef, waaronder die agste uitgawe in 1984. Dié woordeboek het later 'n ingrypende herbewerking en nuwe titel gekry en as die *Pharos Afrikaans-Engels/English-Afrikaans Woordeboek/ Dictionary* (Du Plessis 2005) verskyn. Alhoewel Afrikaanse tweetalige woordeboeke met Engels as tweede lid van die behandelde taalpaar die beduidendste rol in die ontwikkeling van die tweetalige Afrikaanse leksikografie gespeel het, mag die waarde van die vroeë tweetalige woordeboeke met Afrikaans en Duits as taalpaar nie onderskat word nie. Steyn & andere (1925) se *Wörterbuch/Woordeboek* was leksikografies geensins ondergeskik aan die tydgenootlike woordeboeke met Afrikaans en Engels as taalpaar nie en dit het baie daartoe bygedra om die gestandaardiseerde weergawe van die Afrikaanse spelling te vestig. Ook Gutsche & Brandt (1950) se *Schulwörterbuch* (met verdere uitgawes, onder meer 'n vyfde uitgawe deur Brandt & Leue in 1982) het daartoe bygedra om die tipologiese verskeidenheid van die Afrikaanse leksikografie uit te brei. Die verwagtinge wat die goeie leksikografiese gehalte van die vroeë uitgawes van *Wörterbuch/Woordeboek* meegebring het, is in die eersopvolgende uitgawes gehandhaaf, maar dit het ongelukkig langsamerhand getaan en die laaste en agste uitgawe van hierdie woordeboek (Trümpelmann & Erbe 1983) het nie naastenby dieselfde leksikografiese gehalte vertoon as byvoorbeeld die agste uitgawe (1984) van Bosman & andere se reeds vermelde woordeboek nie. 'n Herdruk, sonder hersiening, van *Wörterbuch/Woordeboek* in 2003 het die agteruitgang beklemtoon, aangesien daar geensins voorsiening gemaak is vir die grootskaalse verandering wat sowel Afrikaans as Duits ondergaan het nie, onder meer as gevolg van die begin van die na-apartheidsera van Afrikaans en die era van die verenigde Duitsland. Nóg die lemmakeuse nóg die koteksaanduiders van die 2003-hersiening van *Wörterbuch/Woordeboek* weerspieël die dinamiese taalverandering wat plaasgevind het sedert die verskyning van die agste uitgawe se eerste druk in 1984. Die wesenlike rol wat tweetalige woordeboeke in die ontwikkeling van Afrikaans en in die aanvangsfase van die Afrikaanse leksikografie gespeel het, toon bepaalde ooreenkomste met leksikografiese patrone elders. Volgens Gallardo (1980) vind 'n mens 'n uitvoerige bewerking van 'n taal se leksikon in eentalige verklarende

woordeboeke slegs nadat daardie taal se standaardiseringsproses voltooi is. Tydens die standaardiseringsproses geskied die leksikografiese aanbod en bewerking veral deur middel van tweetalige woordeboeke.

## Eentalige verklarende woordeboeke

Die ontwikkeling van eentalige verklarende Afrikaanse woordeboeke het nie dieselfde vroeë sukses as hulle tweetalige teenhangers vertoon nie. Belofte was daar wel. Die aankondiging dat daar in 1926 begin sou word met die samestelling van 'n Afrikaanse verklarende woordeboek, met prof. J.J. Smith as hoofredakteur, was 'n belangwekkende baken op die ontwikkelingsweg van die Afrikaanse leksikografie. Die samewerking tussen die SA Akademie, Nasionale Pers en die Universiteit Stellenbosch (vergelyk Snijman 1964: 11) in hierdie verband het 'n bepaalde status aan die voorgenome projek gegee. Waarskynlik omdat dit algemeen bekend was dat hierdie projek 'n aanvang sou neem, en omdat die aanvanklike opdrag was dat die beplande woordeboek binne drie jaar voltooi moes wees, is dit te verstane dat ander Afrikaanse leksikograwe hulle nie in die twintigerjare tot die skryf van verklarende Afrikaanse woordeboeke sou wend nie.

Die vorderingstraagheid in die eerste dekades van die WAT se ontwikkeling, asook die oormaat kritiek op die aard van die leksikografiese aanbod in die eerste ses dele, word nie hier bespreek nie. Kyk hiervoor onder meer na werke van Combrink (1979), Gericke (1991) en Botha (2003). Wat hier ter sake is, is dat die WAT kort na die standaardisering van Afrikaans, toe eentalige woordeboeke volgens die tipiese ontwikkelingspatroon van die leksikografiese praktyk op die voorgrond moes tree (volgens iemand soos Gallardo 1980), nie die beduidende rol gespeel het wat van hierdie woordeboek verwag sou kon word nie. In latere jare het die WAT wel 'n toonaangewende rol begin speel en vandag is dit 'n prominente en gewaardeerde deelnemer aan die Afrikaanse en Suid-Afrikaanse leksikografiepraktyk. Dit is nie oorspronklik beplan dat die WAT 'n omvattende meerdelige woordeboek sou wees nie. Daar is gevolglik in die laat twintigerjare gewag op die publikasie van die WAT as 'n standaardwoordeboek – vergelyk wat Boshoff (1926) en Grobler (1978) hieroor skryf.

Die bloeiperiode wat die ontwikkeling van Afrikaans in die dertigerjare beleef het, het ook die behoefte daaraan om 'n Afrikaanse eentalige verklarende woordeboek tot die skraal tipologiese versameling te voeg vanselfsprekend gemaak. In die aanloop tot die uiteindelike verskyning van die eerste deel van die WAT (1951)

het hierdie behoefte gelei tot die verskyning van Kritzinger & andere (1936) se *Verklarende Afrikaanse woordeboek* (VAW). Hierdie woordeboek was ’n voorbeeld van leksikografiese baanbrekerswerk en het ’n goeie maatstaf gestel vir die aard van eentalige woordeboeke. Selfs nadat ander eentalige woordeboeke verskyn het, het hierdie woordeboek verskeie herbewerkings in opeenvolgende uitgawes beleef, tot en met die negende uitgawe onder redakteurskap van Labuschagne & Eksteen (2010).

Onder die hoofredakteurskap van P.C. Schoonees verskyn die eerste deel van die WAT in 1951 – die begin van ’n meerdelige woordeboek wat fases van tevredenheid, omstredenheid en later grootskaalse erkenning en waardering sou deurloop. Die vroeë invloed wat uitgegaan het van die werk aan en die betrokkenheid by die WAT, was nie tot hierdie woordeboeke beperk nie, maar het ’n ingrypende rimpeleffek op die Afrikaanse leksikografie gehad. Ondanks die beskikbaarheid van die VAW was daar ’n behoefte aan nog Afrikaanse eentalige verklarende woordeboeke. In die sestigerjare sou twee woordeboeke verskyn wat ruimskoots bygedra het tot ’n bevrediging van die behoefte aan eentalige Afrikaanse leksikografiese hulp. In 1967 verskyn De Villiers & andere se *Kernwoordeboek van Afrikaans*. Vanaf die tweede uitgawe is die titel verander na *Nasionale woordeboek*. Met die sewende uitgawe (De Villiers & andere 1987) het hierdie woordeboek, wat spesifiek gerig was op Afrikaanse woordverklaring, vir die laaste maal verskyn.

Die belangrikste bydrae van die sestigerjare tot die Afrikaanse eentalige verklarende leksikografie was Schoonees & andere (1965) met hulle *Verklarende Handwoordeboek van die Afrikaanse Taal* (HAT). Hierdie woordeboek, waarvan die sesde uitgawe (Luther & andere 2015) tans beskikbaar is (in sowel gedrukte as elektroniese formaat), is steeds dié toonaangewende Afrikaanse eentalige woordeboek. Alhoewel die HAT sedert sy eerste uitgawe ’n woordeboek in eie reg is, mag die band tussen veral die eerste uitgawe van die HAT en die WAT nooit ontken word nie. Die HAT is ’n bewys daarvan dat die invloed van die WAT op die Afrikaanse leksikografie veel verder strek as die werk aan die spesifieke woordeboek. Die invloed is ook sonder merkbaarder in die ontwikkeling van ander leksikografiese produkte, waaronder die HAT. Die eerste uitgawe van die HAT het ’n redaksie van vier lede gehad, naamlik Schoonees, Booysen, Swanepoel en Du Toit. Met die uitsondering van Booysen was die redakteurs vroeër redaksielede van die WAT, wat ná hulle aftrede daar besluit het om ’n handwoordeboek saam te stel. Dat hierdie woordeboek sterk op die WAT-lees geskoei sou word, was van meet af duidelik – dit sou eintlik ’n klein WAT wees, soos al uit die titel blyk. Naas die sterk ooreenkoms in artikelstruktuur en aangebode datatipes is daar duidelike inhoudelike ooreenkomste wat die lemmakeuse maar veral ook die bewerking in

die semantiese kommentaar betref. In die voorbereiding van hierdie eerste uitgawe van die HAT was daar geen sprake van leksikografiese kriminaliteit nie, maar dit is duidelik dat die goeie artikelstruktuur asook die dataverspreidingstruktuur wat vir die WAT ontwerp is, met vrug in die voorbereiding van ’n ander woordeboek gebruik kon word. Die feit dat die leksikograwe ook uit die WAT-stal gekom het, het dit vir hulle moontlik gemaak om met bekwame spoed die WAT-stelsel aan te pas vir ’n handwoordeboek, met sy veel kleiner omvang wat lemmakeuse, data-aanbod en bewerking betref. Sedertdien het die HAT van krag tot krag gegaan en, onder nuwe redakteurs vir die tweede en verdere uitgawes, ’n leidende woordeboek geword waarin veral die standaardvariëteit van Afrikaans leksikografies bewerk is. Die HAT was ook die eerste verklarende Afrikaanse woordeboek wat in die vroeë digitale era in CD ROM-formaat verskyn en sodoende nog ’n vernuwende fase in die Afrikaanse leksikografie ingelei het.

Wat aanlyn weergawes van Afrikaanse woordeboeke betref, het die WAT in die onlangse jare toenemend gevorder; tans word daar gewerk aan ’n uitsluitlik aanlyn aanbieding van die verdere dele van die WAT.

## Ander woordeboeke

Die Afrikaanse leksikografiepraktyk vertoon tans ’n uitgebreide tipologiese verskeidenheid en tydens die laaste dekades is ’n groot aantal nuwe en vernuwende produkte daartoe gevoeg. Hierdie tipologiese uitbreiding en die verskeidenheid beskikbare woordeboekprodukte word nie hier bespreek nie. Daar word slegs kortliks na enkele van hierdie woordeboeke verwys om bepaalde aspekte van die aard van die leksikografiese ontwikkeling te illustreer.

Die vakleksikografie lewer ruim bewys van die mate waarin Afrikaans as wetenskapstaal gevestig is. Talle voorbeelde van sodanige woordeboeke sou hier genoem kon word. Brink & Lochner (2011) se *Woordeboek vir die Gesondheidswetenskappe / Dictionary for the Health Sciences* is ’n vakwoordeboek waarin die terminologie van die gesondheidswetenskappe uitvoerig behandel word. Dit is ’n woordeboek met unieke makrostrukturele kenmerke, soos blyk uit die bespreking daarvan deur Gouws (2012). In die eerste twee dele van Wiegand & andere (2010/2017) se *Wörterbuch zur Lexikographie und Wörterbuchforschung/ Dictionary of Lexicography and Dictionary Research* is Afrikaans een van tien tale waarvoor ’n uitgebreide versameling leksikografiese terme verstrek word en waarin die leksikografiese model, die artikel- en die dataverspreidingstruktuur ’n wesenlike bydrae tot verandering in die vakleksikografie lewer.

Venter & andere (2017) se *Explanatory Dictionary of Politics/Verklarende Politieke Woordeboek* (die VPW) bied nie net 'n leksikografiese bewerking van terme en begrippe uit die politieke bestel nie, maar dit is leksikografies vernuwend deurdat dit 'n tipologiese byeenvoeging van 'n verklarende en 'n tweetalige woordeboek is. In die twee dele English/Afrikaans en Afrikaans/Engels word die bewerking telkens eerstens in die betrokke deel se brontaal verstrek, met 'n volwaardige definisie van die betrokke term. Daarna volg die vertaalekwivalent, met 'n definisie van die term in die taal van die vertaalekwivalent. Hierdie bewerkingsmetode word in albei komponente van die woordeboek verstrek. Vergelyk Figuur 1 uit die afdeling English/Afrikaans in dié woordeboek, waar die lemma *protective services* bewerk word, en dan sy vertaalekwivalent *beskermingsdienste* – as deel van 'n woordeboekartikel waarin bron- en doeltaal wissel. Figuur 2 bied die ooreenstemmende bewerking uit die afdeling Afrikaans/Engels:

**protective services** n.
Institutions that guard persons and property against harm. This service can be from the public sector, funded by tax revenue, or from the private sector, against payment by the customer. Examples are the police, fire brigade and security companies.
• ***beskermingsdienste*** n.
Instellings wat persone en eiendom teen kwaad beskerm. Hierdie diens kan deur die openbare sektor gelewer word, uit belastinginkomste befonds, of deur die privaat sektor, teen betaling deur die kliënt. Voorbeelde is die polisie, brandweer en sekerheidsmaatskappye.

Figuur 1 – uit die VPW

stipulation, eg in a treaty.
**beskermingsdienste** n.
Instellings wat persone en eiendom teen kwaad beskerm. Hierdie diens kan deur die openbare sektor gelewer word, uit belastinginkomste befonds, of deur die privaat sektor, teen betaling deur die kliënt. Voorbeelde is die polisie, brandweer en sekerheidsmaatskappye.
• ***protective services*** n.
Institutions that guard persons and property against harm. This service can be from the public sector, funded by tax revenue, or from the private sector, against payment by the customer. Examples are the police, fire brigade and security companies.

Figuur 2 – uit die VPW

Daar is ook Afrikaanse woordeboeke gepubliseer waarin erkenning gegee word aan die rol van Afrikaans in 'n meertalige omgewing. Aspekte hiervan word ook in die hiernavolgende twee afdelings van hierdie hoofstuk bespreek.

Opmerklik in twee van die onlangs verskene meertalige woordeboeke met Afrikaans as een van die tale is die terugkeer na ’n tematiese ordening in stede van die alfabetiese ordening wat tans oorheersend is in verreweg die meeste woordeboeke. In hierdie verband gee Jones (2014) se *Ju|’hoan Tsumkwe Dialect / Prentewoordeboek vir kinders / Children’s picture dictionary* en Shah & Brenzinger (2016) se *Ouma Geelmeid ke kx’u ||xa||xa N|uu/Ouma Geelmeid gee N|uu* blyke van Afrikaans se rol in woordeboeke wat ter beskerming van minderheidstale opgestel is. Vergelyk Gouws (2016) se bespreking hiervan. Sulke en talle ander woordeboeke verteenwoordig die toenemende aantal spitse in die Afrikaanse leksikografiese landskap.

## Afrikaanse woordeboeke in ’n veeltalige omgewing

Die posisie van Afrikaans as een van die tale in ’n veeltalige omgewing het ’n besliste invloed op die aard en omvang van die ontwikkeling van sy leksikografie gehad. In die Afrikaanse leksikografie is dié eiesoortige rol van vroeg reeds duidelik ten doel gestel. In die “Foorberig” van die *Patriotwoordeboek/Patriot Dictionary*, die belangrikste vroeë bydrae tot die tweetalige woordeboeke met Afrikaans en Engels as behandelde taalpaar, word die hoofdoel van hierdie woordeboek soos volg deur die opsteller (Anoniem / S.J. du Toit 1902-1904) verwoord:

> om samewerking te beforder tussen di twe hoofrasse, Afrikaners en Engelse, in ons land: dat hulle wederkerig mekaars tale in sofêr ken dat hulle mekaar kan ferstaan [...].

Sodanige benadering maak van die betrokke woordeboek veel meer as wat tradisioneel van ’n tweetalige woordeboek verwag word. Erkende leksikografiese funksies, te wete die kommunikatiewe funksies teksbegrip, teksproduksie en vertaling, asook die kognitiewe funksie word hier aangevul met ’n tipe maatskaplike funksie waardeur gepoog word om ’n bepaalde nieleksikografiese doel te bereik.

Dit is veral in twee- en meertalige woordeboeke wat die veeltalige Suid-Afrikaanse omgewing tot bepaalde tipes vernuwing in die Afrikaanse leksikografie gelei het – en hier verwys “Afrikaanse leksikografie” na alle woordeboeke met Afrikaans as taal wat leksikografies bewerk is – hetsy as enigste taal in die woordeboek, hetsy as een van twee of meer tale daarin verteenwoordig. Met betrekking tot die ontwikkeling van ’n bepaalde taal se leksikografie onderskei Gouws (2005) tussen ekstern en intern gemotiveerde woordeboeke. Die eersgenoemde kategorie kom veral, maar nie uitsluitlik nie,

voor in die vroeë ontwikkelingsfases van 'n taal se leksikografie. Woordeboeke word dan nie deur inheemse moedertaalsprekers saamgestel nie, maar byvoorbeeld deur sendelinge, koloniale heersers of opvoeders wat om praktiese of linguistiese redes 'n woordeboek nodig het. Die behoeftes van die moedertaalsprekers en hul spesifieke kultuur, asook woordeboektipologie en die gebruiksvaardighede van die taal se sprekers speel geen bepalende rol in die samestelling nie. Vroeë voorbeelde van ekstern gemotiveerde Afrikaanse woordeboeke is dié van Changuioun (1844) en Mansvelt (1884). Martin & andere (2011) is 'n onlangse voorbeeld van hierdie soort woordeboek, maar met een wesenlike verskil van dergelikes, naamlik dat moedertaalsprekers van Afrikaans ook betrokke was by die beplanning en samestelling daarvan. Hierdie woordeboek vertoon kenmerke van sowel 'n ekstern as 'n intern gemotiveerde benadering. Dit het 'n besliste invloed op die leksikografiese bewerking se gerigtheid op die behoeftes van die onderskeie groepe teikengebruikers.

Die huidige Afrikaanse leksikografiese praktyk word oorheers deur intern gemotiveerde woordeboeke, naamlik wat saamgestel is deur moedertaalsprekers wat vertroud is met die leksikografiese behoeftes van die spesifieke taalgemeenskap asook met die stand van die woordeboekversameling van die betrokke taal. Die leksikografiese behoeftes wat hier ter sprake is, sluit die eise wat deur 'n veeltalige omgewing meegebring word, in. Verskeie intern gemotiveerde Afrikaanse woordeboeke gee blyke van die eise wat 'n veeltalige omgewing aan lede van die taalgemeenskap stel én die leksikografiese reaksie daarop. Ter illustrasie hiervan word enkele aspekte van slegs een sodanige Afrikaanse woordeboek, te wete die *Reader's Digest Afrikaans-Engelse Woordeboek/English-Afrikaans Dictionary* (Grobbelaar & andere 1987), in die hieropvolgende afdelings bespreek.

## Die *Reader's Digest Afrikaans-Engelse Woordeboek/ English-Afrikaans Dictionary* (RDW)

'n Kenmerk van die leksikografie is die aktiewe wisselwerking tussen teorie en praktyk. Ook in die Afrikaanse en Suid-Afrikaanse leksikografie is dit merkbaar (soos onder meer Botha, in 2003, aangedui het). Hierdie wisselwerking het 'n tweerigtinggeaardheid van ontwikkeling: uit die teorie na die praktyk, maar ook uit die praktyk na die teorie. Die Afrikaanse leksikografie se posisie as rolspeler in die internasionale leksikografieteorie-wêreld blyk onder andere daaruit dat Afrikaans een van die tale in Wiegand & andere (2010/2017) se leksikografievakwoordeboek

is. Dit is die gevolg daarvan dat metaleksikografiese navorsing in Afrikaans tot die vestiging van ’n gestandaardiseerde leksikografieterminologie gelei het.

Ook die Afrikaanse leksikografiebeoefening vertoon ’n tweerigtingwisselwerking tussen teorie en praktyk. Die *Reader’s Digest Afrikaans-Engelse Woordeboek/English-Afrikaans Dictionary* (1987; voortaan afgekort as RDW)) is ’n voorbeeld van ’n woordeboek wat ’n vernuwende dataverspreiding, struktuur en leksikografiese bewerking bied. Die teorie kan uitgebrei word deur van die prosedures wat in hierdie woordeboek gevolg is, te beskryf en by die bestaande praktykbeskrywing te inkorporeer, sodat ander leksikograwe die aangepaste teorie ook kan toepas in die beplanning en samestelling van nuwe woordeboeke.

In die hieropvolgende paragrawe word enkele vernuwende kenmerke van hierdie woordeboek bespreek sodat die voorbeeld wat hier deur die Afrikaanse leksikografiepraktyk gestel word, ook in die metaleksikografie erkenning kan kry.

## Vernuwende hantering van buitetekste in die RDW

Grobbelaar & andere (1987) se werkswyse met die *Reader’s Digest Afrikaans-Engelse Woordeboek/English-Afrikaans Dictionary* lewer ’n vernuwende en leksikografies opwindende bydrae tot die Afrikaanse leksikografie; met vernuwing in sowel die hantering van die sentrale teks sowel as die buitetekste (Gouws 1996 en 2004). Alhoewel dit op tipologiese vlak tot die breë kategorie tweetalige woordeboeke behoort, bring die RDW vernuwing binne hierdie tipologiese klas deur ’n uitgebreide dataverspreidingstruktuur in te voer, wat die waarskynlike teikengebruikersgroep van hierdie woordeboek aansienlik vergroot, sodat dit as ’n gesinswoordeboek beskou kan word – ’n naslaanbron waarin alle lede van ’n gesin oplossings vir ’n verskeidenheid algemene leksikografiese behoeftes kan vind.

Vir die samestelling daarvan is die sentrale teks van die agste uitgawe van Bosman & andere (1984) se *Tweetalige Woordeboek/Bilingual Dictionary* (voortaan afgekort as TW) as basis gebruik. TW se agste uitgawe was ’n voortsetting van die tradisie om die kommunikatiewe funksies van teksproduksie, teksbegrip en vertaling te handhaaf. Dié word ook in RDW gehandhaaf –selfs uitgebrei, veral deur middel van die implementering van ’n nuwe, uitgebreide dataverspreidingstruktuur, waardeur RDW data aanbied wat sodanige kommunikatiewe funksies, maar ook die kognitiewe funksie dien.

Een van die opvallende kenmerke van die RDW is die uitgebreide benutting van ’n raamstruktuur (waaroor Kammerer & Wiegand  in 1998 skryf), vergesel van ’n verskeidenheid buitetekste. Die buitetekste van die RDW bied onder meer ’n afdeling (“Sien en sê/See and say”) waarin ’n verskeidenheid temas en subtemas deur prentetafels met byskrifte in Afrikaans en Engels uitgebeeld word. Hieronder tel die komplekse tema “Waar woon jy?”, met subtemas soos “In die sitkamer”, “In die badkamer” en “In die slaapkamer”. Die uitbeelding van die laasgenoemde subtema is te sien in Figuur 3.




Figuur 3 – uit die RDW

In ’n veeltalige en multikulturele omgewing is leiding ten opsigte van alledaagse kommunikatiewe behoeftes nodig. Die artikels in die sentrale teks verstrek data, byvoorbeeld vertaalekwivalentaanduiders en koteksaanduiders, ter bevrediging van die kommunikatiewe funksies van teksbegrip, teksproduksie en vertaling. ’n Toegevoegde waarde van ’n woordeboek soos die RDW se benutting van die raamstruktuur is die transtekstuele benadering tot leksikografiese funksies wat dit behels. Leksikografiese data vind neerslag in geïntegreerde funksiegehoorsamende buitetekste (Gouws 2007: 82–83). Die kommunikatiewe funksie van die sentrale teks se artikels word gevolglik ook in sekere buitetekste op die voorgrond gestel. Vergelyk in hierdie verband ’n komplekse buiteteks soos “Writing a letter in

Afrikaans/Die skryf van briewe in Engels". Na 'n kort inleidende afdeling word voorbeelde van verskillende tipes briewe (in Afrikaans en Engels) gegee. Figuur 4 bied 'n voorbeeld van hoe 'n brief geskryf moet word waarin aansoek gedoen word om 'n betrekking. So 'n buiteteks verseker dat die teksproduksiefunksie van die sentrale teks ook in die buitetekste-afdeling gehandhaaf word. Dit is 'n tipiese voorbeeld van die transtekstuele benadering tot leksikografiese funksies.



**Letters**

In applying for a job, try to keep your letter as short as possible, without omitting information that might assist your application. If you have had long or varied experience, you might enclose a curriculum vitae as a separate sheet, showing your record of past employment in chronological order.

Eerstestraat 23
Pinetown
3600

1 April 1987

Die Personeelbestuurder
Gaskro (Edms) Bpk
Pinetown
3600

BETREKKING VAN LABORATORIUMTEGNOLOOG: VERW 23/X/T

Geagte Heer

Graag doen ek aansoek om bogenoemde betrekking, wat in The Herald van 21 Maart 1987 geadverteer is.

Ek het in 1980 aan die Hoër Seunskool Observatory gematrikuleer en in 1983 die Nasionale Diploma vir Laboratoriumtegnoloë (Chemies) aan die Kaapse Tegnikon verwerf.

Gedurende my tydperk van nasionale diensplig in 1984/5 was ek 18 maande lank aan die Geneeskundige Dienste verbonde, waar ek omvattende ondervinding in gaschromatografie opgedoen het. Sedert my ontslag uit die leër in Desember 1985 het ek in die chromatografieafdeling van Fowler's Laboratories in Epping gewerk.

Die laboratoriumbestuurder, mnr. D Davis, kan gedurende kantoorure as 'n referent geraadpleeg word by telefoonnommer 12 1345.

Ek sluit afskrifte van my matrieksertifikaat en Nasionale Diploma hierby in. Ek kan na kantoorure by bogenoemde adres (telefoon 12 3465) en gedurende kantoorure by telefoonnommer 12 1345 bereik word, en is te eniger tyd vir 'n onderhoud beskikbaar.

Ek vertrou dat die aansoek u gunstige oorweging sal geniet.

Die uwe
F Jones

Figuur 4 – uit die RDW

Buitetekste soos dié in Figuur 4 bevestig nogmaals die ingesteldheid op die kommunikatiewe funksie van die RDW. ’n Vernuwende aspek wat in die RDW se raamstruktuur na vore tree, is die invoeging van niegeïntegreerde funksiegehoorsamende buitetekste, te wete daardie buitetekste waarin data van ’n kognitiewe aard verstrek word. Die kognitiewe funksie is naamlik nie van primêre belang in die sentrale teks nie, terwyl met verskeie tekste in die agtertekste-afdeling wel ’n verwerkliking van die kognitiewe funksie nagestreef word. Hulle is dus funksiegehoorsamend maar nie geïntegreer in die funksies van die sentrale teks nie. ’n Voorbeeld hiervan is die komplekse agterteks “Die motor” met sy onderafdelings “Jou motor se bakwerk”, “’n Motor se meganiek” en “Instrumente”.

Figuur 5 hierna bied ’n afbeelding van die buiteteks “The bodywork of your car/Jou motor se bakwerk”. As gevolg van die funksieverruiming wat dit dien, kan die gebruiker hierdie buiteteks benut om nie net die regte terme vir verskillende dele van ’n motor se bakwerk en hulle vertaalekwivalente te kry nie (in diens van die kommunikatiewe funksie), maar hy/sy kan ook sien waar elke onderdeel se spesifieke posisie is. Dit is hulp ter bevrediging van die kognitiewe funksie omdat hierdie aspek van die buiteteks aan die gebruiker bykomende data bied oor die saak waarna die woorde van die betrokke semantiese veld verwys.




Figuur 5 – uit die RDW

## ’n Sekondêre soekveld

Met verwysing na sommige van die posisies in woordeboeke waar data gevind kan word, tref Wiegand, Beer & Gouws (2013: 63) ’n onderskeid tussen ’n soekveld, ’n soekgebied en ’n soeksone. Die sentrale teks van ’n woordeboek as geheel vorm die soekveld. Elke woordeboekartikel is ’n soekgebied en elke gleuf in ’n woordeboekartikel wat ’n bepaalde tipe aanduider huisves, is ’n soeksone.

Wiegand (1998: 298) dui aan dat elke woordeboek ’nwerklike doel het. Laasgenoemde behels naamlik dat die keuse van leksikale items ter bewerking én die aard en inhoud van die bewerking data verskaf ten opsigte van die onderwerpsgebied van die woordeboek waaraan die kundige teikengebruiker inligting kan onttrek. dit wil sê ter bevrediging van die behoefte wat die betrokke woordeboekraadplegingsproses geaktiveer het. Ter verwesenliking van sy werklike doel, en ter bevrediging van die kommunikatiewe behoeftes van die aangewese teikengebruikers, bied die RDW leksikografies vernuwende aanpassings in die sentrale teks. Daardeur lewer hierdie woordeboek beslis toegevoegde waarde aan woordeboekgebruikers, asook aan die metaleksikografie as vakterrein.

Elke bladsy van die sentrale teks bevat vier kolomme. Die middelste twee kolomme bied die betrokke artikeldeeltrajekte soos dit ook in TW voorkom; dit vorm die tradisionele soekveld van die woordeboek. Geen inhoudelike veranderings is hier aangebring nie. Naas hierdie twee kolomme bevat elke bladsy twee bykomende kolomme, wat ’n verdere soekveld vorm omdat die inskrywings in hierdie kolomme nie tot die tradisionele sentrale lys behoort nie. Hier is dus sprake van die aanbieding van twee soekvelde – die twee middelste kolomme wat die primêre soekveld vorm en die twee bykomende kolomme wat ’n sekondêre soekveld vorm. Die sekondêre soekveld het twee tipes inskrywings, te wete ’n versameling ingevoegde binnetekste asook ’n aantal artikels wat ’n eie makrostruktuur vorm. Die makrostruktuur van die primêre soekveld is die primêre makrostruktuur en dié van die sekondêre soekveld die sekondêre makrostruktuur. Dieselfde tipe inskrywings, naamlik artikels en ingevoegde binnetekste, kom in die sekondêre soekveld in albei die alfabetiese komponente (Afrikaans-Engels en Engels-Afrikaans) van die sentrale lys voor. In die gebruiksaantekeninge motiveer die samestellers (Grobbelaar en ander 1987: 5) die verskaffing van hierdie bykomende inskrywings soos volg:

> Die probleem met talle woordeboeke is dat hulle dit aan jou oorlaat om heen en weer te blaai om seker te maak jy het die regte woord gekies. Nie hierdie woordeboek nie. [...] Ons kies ’n inskrywing uit die hoofteks en gee dan uitgebreide terugvertalings of verduidelikings in die kantspasies.

Daar word ook verduidelik dat hierdie sekondêre soekveld se inskrywings talle taalwenke bevat. Dit verhoog nogmaals die RDW se waarde as ’n praktiese taalgebruiksinstrument.

Met hierdie gebruik van bykomende kolomme, tesame met die tipe leksikografiese bewerking wat daar gebied word, lewer die RDW, en daarom ook die Afrikaanse leksikografie, ’n vernuwende tipe dataverspreiding, data-aanbod en soekveldstruktuur. Dit word vervolgens bespreek.

## Ingevoegde binnetekste

Die een tipe aanbieding in die bykomende kolomme van die RDW is leksikografiese data, wat in ingevoegde binnetekste verstrek word. Vanuit ’n metaleksikografiese perspektief is dit veral die veelvoudige tipes adressering wat hier gebruik word wat op vernuwende wyse insiggewend werk. Alvorens hierdie aspek van die RDW bespreek word, is dit nodig om die verskynsel van adressering en adresseringstrukture in woordeboeke kortliks te bespreek.

## Adressering

Volgens Hausmann & Wiegand (1989: 328) is adressering in woordeboeke die manier waarop ’n vorm en die inligting oor daardie vorm bymekaargebring word. Elke aanduider, met die uitsondering van ’n lemmateken, is op ’n bepaalde adres gerig. Die mees tipiese vorm van adressering is waar die lemma die adres is. Dit lei tot die verskynsel van lemmatiese adressering. Daar kom ook gevalle van sublemmatiese adressering voor, dit wil sê waar ’n sublemma die adres is. Indien ’n inskrywing op ’n aanduider gerig is wat nie lemmastatus het nie, maar as ’n mikrostrukturele aanduider optree, geld ’n verhouding van nielemmatiese adressering. Woordeboekartikels is dikwels die produkte van teksverdigting en normale sintaktiese verhoudinge word opgeskort. Wiegand (2006: 190) voer tereg aan dat ’n woordeboekgebruiker nie sonder meer die verlangde inligting aan ’n woordeboek kan onttrek deur na ’n aanduider in isolasie te kyk nie. Die suksesvolle

onttrekking van inligting volg uit die optrede van ’n aanduiderpaar, naamlik waar dit ’n aanduider bevat wat die relevante data aanbied, asook ’n aanduider waarop die aanduider wat die data bevat, gerig is. ’n Gebruiker wat, met betrekking tot die inskrywing weergegee in Figuur 6 hierna, net die meervoudsaanduider [~e], of net die betekenisparafrase-aanduider Snelheid van styging of daling soos van die oppervlak van ’n pad, ’n landskap, ens., in die volgende deelartikel van die HAT (Odendal & Gouws 2005) sien – sonder om te weet op watter lemma hierdie aanduiders gerig is – sal nie sommer weet dat die inskrywing [~e] ’n verdigte weergawe van die meervoudsvorm gradiënte is nie. So ’n gebruiker sal voorts nie noodwendig weet dat die betekenisparafrase dié van die woord gradiënt is nie.

**gra·di·ënt** s.nw. [~e]
1 Snelheid van styging of daling soos van die oppervlak van ’n pad, ’n landskap, ens.; helling: *Die gradiënt van die pad is 1 op 50.*

Figuur 6 – uit die HAT

Wiegand & Gouws (2013a: 273) noem dat, in gedrukte woordeboeke,

> textual condensation and the accompanying non-naturalness of the lexicographic texts form the two related prerequisites for specific text-syntactic relations, known as addressing relations that are necessarily implemented in order to ensure an organised recording of lexicographic information that can be learned by the user.

Adressering help om ’n ondubbelsinnige onttrekking van inligting te bewerk uit woordeboekartikels wat ontbrekende sintaktiese verhoudinge en teksverdigting bevat.

Waar die aanduiders wat op ’n lemma of ander aanduider gerig is, nie aan teksverdigting onderhewig was nie of waar daar ’n normale sintaktiese struktuur is, geld adressering nie. Waar die betekenisparafrase nie ’n aanduider is nie, maar ’n aanduiderteks, is daar dus nie sprake van adressering nie. Die woord dorp word in die Grondslagfasewoordeboek (Ronél Gouws & andere 2010) verklaar met behulp van die sin *’n Dorp is ’n plek waar baie mense woon.* Dié betekenisparafrase is ’n aanduiderteks en die mede-optrede van die lemma dorp is nie nodig om die betekenis te verstaan en te weet dat dit die betekenisparafrase van die woord *dorp* is nie.

Gouws (2014) voer aan dat die bestek van die term adressering uitgebrei moet word om ook voorsiening te maak vir die gerigtheid van een inskrywing op ’n ander, ondanks die feit dat ’n aanduiderteks met ’n normale sintaktiese struktuur

of ’n onverdigte aanduider die lid van die inskrywingspaar is wat op die ander lid gerig is. ’n Onderskeid tussen primêre en sekondêre adressering word voorgestel (Gouws 2014: 183). Die eersgenoemde onderskeiding handhaaf die tradisionele benadering met aanduiders wat op aanduiders gerig is; die laasgenoemde maak voorsiening vir aanduidertekste en onverdigte aanduiders om ook ’n adres te mag hê. Dit dui op ’n aanpassing van die teksverdigtingskriterium wat vroeër ’n noodsaaklike voorvereiste vir leksikografiese adressering geag was.

## Adressering in die RDW se ingevoegde binnetekste

Die RDW se ingevoegde binnetekste word met die titel “WORDS IN ACTION” (in blou tekskassies) in die Afrikaans-Engelse woordelys, en met “WOORDE IN AKSIE” (in pienk tekskassies) in die Engels-Afrikaanse woordelys aangedui. Die leksikograaf besluit op woorde in die hoofmakrostruktuur wat dalk vir die niemoedertaalspreker probleme kan oplewer of wat met ander woorde verwar kan word. Hierdie woorde, en soms ook bykomende woorde, tree dan as gidselemente van die tekskassie op; kommentaar op hierdie woorde word dan in die doeltaal van die betrokke afdeling verstrek. In die afdeling Afrikaans-Engels word *sjampanje* as lemma en gidselement van ’n artikel opgeneem. Figuur 7 wys die artikel in die betrokke deeltrajek asook die ingevoegde binneteks.


**sjag'ger, sjag'ger** ge- haggle, bargain, chaffer. **sjag'geraar, sjag'gelaar** -s haggler, huckster.
**sjah** -s shah.
**sjako', sja'ko** -'s shako, busby.
**sjal'lie** challie, challis.
**sjalon'** chalon, shalloon.
**sjamaan'** -ane shaman. **sjamanis'** -te shamanist. **sjamanis'me** shamanism. **sjamanis'ties** -e shamanist(ic).
**sjampan'je** -s champagne, 'fizz'.
**sjampoe'** -s shampoo. **sjampoeneer'** ge- shampoo.
**Sjan** Shan.
**Sjan'gaan, Sjangaan'** -s Shangana.
**Sjang'hai** Shanghai.
**sjan'ker** -s chancre; *sagte* ~ chancroid, soft chancre. **sjankroï'de** -s chancroid; *vid.* **chankroïde.**
**sjantoeng'** shantung *(fabric)*; *S~* Shantung *(prov.)*.
**sjar'me** charm, allure. **sjarmant'** -e charming. **sjarmant'heid** charm. **sjarmeer'** ge- charm, fascinate.
**sjebeen'** -s shebeen; *vid.* **sluikkroeg, smokkelkroeg.**
**sje'bek** -s xebec.

**WORDS IN ACTION**

***sjampanje; bruiswyn, skuimwyn, vonkelwyn***

The name *sjampanje* (champagne) is reserved for the sparkling wine produced in Champagne in France. Sparkling wine produced in South Africa cannot be called *sjampanje*. It is called *bruiswyn* or *skuimwyn* by a minority of speakers and *vonkelwyn* by the majority. Although *vonkelwyn* is an anglicism, the *Suid-Afrikaanse Akademie* has accepted it because it is widely used.

Figuur 7 – uit die RDW

Die binnetekste in die tekskassies is nie woordeboekartikels nie en bevat daarom nie lemmas nie, maar wel gidselemente. Hierdie spesifieke binneteks het ’n komplekse gidselement, dit wil sê dit bestaan uit meer as een woord as teiken van die bewerking van die binneteks: *sjampanje; bruiswyn, skuimwyn, vonkelwyn.* Die gebruik van én ’n kommapunt én ’n komma om die subelemente van die gidselement van mekaar te skei, dui op ’n funksionele benutting van nietipografiese struktuurmerkers. Die kommapunt ná *sjampanje* merk dié aanduider as daardie deelgidselement van die komplekse gidselement wat die aanvangsposisie in die gidselement beklee, en wat ooreenstem met die gidselement *sjampanje* as lemma van ’n nabygeleë artikel in die primêre makrostruktuur. Die kommas wat gebruik word om die ander deelgidselemente te skei, merk hulle as nie-aanvangselemente van die komplekse gidselement en dui aan dat hulle nie ooreenstem met die lemma wat as gidselement van die nabygeleë artikel in die primêre makrostruktuur optree nie.

Die aanduiders ter bewerking van die woorde wat in die binneteks se gidselement verstrek word, het die komplekse gidselement *sjampanje; bruiswyn, skuimwyn, vonkelwyn* as adres en wel deur middel van ’n proses van onmiddellike adressering. Dit is ’n adresseringsverhouding wat nie die grense van die tekskassie oorskry nie. Die kommapunt na *sjampanje* dui aan dat dié deelgidselement die teiken van die eerste toepassing van die proses van onmiddellike adressering is. Die onmiddellike adressering word gevolg deur ’n proses van nabye adressering met *sjampanje*, die lemma van die artikel in die primêre makrostruktuur, as adres. Daarna volg drie opeenvolgende prosesse van afstandsadressering (vergelyk wat Louw & Gouws 1996 skryf in hierdie verband), aangesien die bewerking in die ingevoegde teks ook gerig is op die sentrale makrostruktuur se lemmas *bruiswyn, skuimwyn* en *vonkelwyn*, wat in verwyderde artikeltrajekte verskyn.

Die opeenvolgende toepassings van teks-interne en teks-eksterne adressering in en vanuit die ingevoegde binnetekste verteenwoordig ’n leksikografies vernuwende benadering. ’n Verdere adresseringsverskeidenheid word ook hier aan die orde gestel. Die onmiddellike, die nabye en die afstandsadressering waarna pas verwys is, is telkens voorbeelde van lemmatiese adressering. Daarbenewens is daar in sommige binnetekste soms bewys van sublemmatiese en nielemmatiese adressering. Vergelyk in hierdie verband die volgende bewerking in die ingevoegde binneteks van die komplekse gidselement *plan; planmatig, volgens plan*, wat in die sekondêre soekveld in die nabyheid van die primêre makrostruktuur se lemma plan verskyn:


**plan** =*ne* plan, project, scheme, design; aim, purpose, intent(ion); contrivance; forecast; diagram, draft; blueprint *(fig.)*; level; *'n* ~ **beraam** devise a plan; *'n* ~ *is 'n* **boerdery** nothing like ideas!; *dit* **gaan** *so op 'n* ~ things are quite tolerable; *ek* **het** *'n* ~ I have an idea; *'n* ~ **hê** *om . . .* have a mind to . . .; *op 'n* **hoër** ~ on a higher plane; *wat* **is** *jou* ~ *?* what is your intention (idea)?; *wat sy* ~ **is,** *wat hy van* ~ **is** *(om te doen)* what he plans to do *or* intends, what his intention is; **dis** *die* ~*!* that's the ticket!; *dan* **is** *dit jou* ~ so that is your game; ~*(ne)* **maak** devise plans (schemes); *genade* **maak** *'n* ~ where there's a will, there's a way; *'n* ~ **maak** *om . . .* manage to . . .; *'n* ~ **omvergooi** upset a plan; *'n* ~ **ontwerp,** *opstel* draw up a plan *(of house, etc.)*; *hy het honderd* ~*ne en nog 'n* **sakkie** *vol* there is no end to his schemes (plans); *dit is nie 'n* **slegte** ~ *nie* that is not a bad idea; ~*ne* **smee** devise plots (schemes), lay (hatch) plans; **van** ~ *wees om* intend to, mean to, think to, contemplate; *van* ~ **verander** change one's mind, think better of it; **vol** ~*ne* resource=ful, full of resource; **volgens** ~ as planned, according to plan. ~**ekonomie,** ~**huishouding** planned economy. **plan'loos** =*ose* planless, haphazard. ~**maker** man of ideas; schemer; organiser; improviser; 'back-room boy', planner, deviser, projector; *listige* ~ intriguer. ~**ma'tig** =*e, (Germ.)* planned, systematic. ~**ma'tigheid** methodicalness, systematic arrangement. **plan'ne=maker** *vid.* **planmaker. plan'neraad** planning council. **plan'netjie** =*s* little scheme; trick; *vid.* **plan.**
**plandoe'ka** =*s* = **platanna.**
**planeer'** *ge=* planish, smooth; size *(paper)*; surface;

diagram; **draft** (drahft) voorlopige skets of ontwerp, klad; (fig.) **blueprint** (bloe'prient) voorlopige formulering, konsep.

*WORDS IN ACTION*

***plan; planmatig, volgens plan***

*Plan* (plan) cannot be used as a verb in Afrikaans. The relevant verbs are *beplan* (to plan), *'n plan maak* (to devise/make a plan), *'n plan ontwerp/opstel/optrek* (to draw up a plan) and *'n plan smee* (to lay a plan, to devise a plot, to think up a scheme). *Planmatig* (planned, systematic, according to plan, as planned) is an accepted borrowing from German; there is no other single adjective to replace it. In a different context we can use *volgens plan* (according to plan, as planned). So we can say *die planmatige optrede* (the action as planned) or *die optrede volgens plan* (the action as planned).

**planeer** v. **planish** (plĕ'niesj) gelyk

Figuur 8 – oor plan in die RDW

Hierdie ingevoegde binneteks bevat ’n komplekse gidselement, met die deelgidselement plan in die gidselementaanvangsposisie. Na die toepassing van onmiddellike adressering is daar ’n proses van nabye lemmatiese adressering, met die lemma *plan* in die primêre makrostruktuur as adres. Deur middel van ’n adresseringsprosedure van sublemmatiese adressering is ’n deel van die bewerking in die binneteks ook gerig op *planmatig*, ’n sublemma in die artikelnes *plantekonomie – plannetjie.*

Een van die talle probleme in een- en tweetalige woordeboeke is die beperkte en soms ontbrekende bewerking van kollokasies. Kollokasies word dikwels slegs as koteksinskrywings met ’n lemmatiese adres aangebied, maar kry geen eie bewerking nie. Gouws (2015: 188) bepleit ’n verbeterde status vir kollokasies as aanduiders en dat hulle, as volwaardige bewerkingseenhede, as die gidselemente van ’n eie soeksone in ’n woordeboekartikel moet funksioneer. In die RDW se soekkassies word daar ook erkenning gegee aan die gebrekkige bewerking van kollokasies in die artikels van die primêre soekveld. In die artikel van die lemma plan tree die

kollokasie volgens plan op as ’n verdigte koteksinskrywing, naamlik as *volgens ~*. Deur ’n proses van nielemmatiese adressering is die kollokasie volgens plan wat as koteksinskrywing in die artikel van die lemma *plan* verskyn, ook ’n adres van die binneteks se bewerking. Die kollokasie word in verband gebring met die sublemma *planmatig*, maar word ook as simplekse kollokasie van ’n eie koteksleiding aangebied met betrekking tot optrede as deel van die komplekse kollokasie *die optrede volgens plan*. Toegevoegde leksikografiese waarde word hier bereik deur die bykomende leiding wat die tekskassie se aanduiders, wat ’n sublemmatiese en ’n nielemmatiese adres het, aan die gebruiker gee. Deur hierdie data word daar ook spesifieke inligting met betrekking tot die variasiemoontlikheid tussen die kollokasie en die woord wat as sublemma optree, verstrek.

Die data in die tekskassies en die verskeidenheid adresseringsprosedures in en vanuit die tekskassies verhoog die omvang maar ook die waarde van die leksikografiese aanbieding in die RDW en dit dra grootliks daartoe by dat groter sukses met die gebruik van hierdie Afrikaanse woordeboek in ’n veeltalige omgewing behaal word. Naas die verskeidenheid adresseringsprosedures wat gebied word, lewer die tekskassies ook ’n inhoudelike en funksionele bydrae. In die ingevoegde binnetekste word dikwels data verskaf wat ’n kognitiewe funksie aan die woordeboek toevoeg – vergelyk die herkomsdata ten opsigte van die sublemma *planmatig* (Figuur 8), asook die leiding oor watter vonkelwyn as *sjampanje benoem mag word (Figuur 7). Sodanige kognitiewe funksie is nie tipies van die artikels in die primêre soekveld nie, maar RDW stel die kognitiewe funksie ook aan die orde in sommige van die buitetekste (Figuur 3) en verseker daardeur nogmaals ’n transtekstuele benadering tot leksikografiese funksies. Die ingevoegde binnetekste bied bewys van die voorkoms van funksiegehoorsamende tekste.*

RDW se gebruik van die tekskassies “WORDS IN ACTION” en “WOORDE IN AKSIE” as ingevoegde binnetekste in die sekondêre soekveld verryk die woordeboekbenuttingservaring, en verteenwoordig leksikografiese vernuwing wat die Afrikaanse leksikografie tot voordeel strek. Uit ’n metaleksikografiese perspektief beskou, is die toegevoegde waarde van hierdie ingevoegde binnetekste onmiskenbaar.

## Terugvertaling

Die tweede tipe inskrywings in die sekondêre soekveld van die RDW is volwaardige woordeboekartikels wat in ’n eie parallelle makrostruktuur, die sekondêre makrostruktuur, funksioneer. Dit betref ’n klein groepie artikels met lemmas wat ooreenstem met lemmas in die naasliggende kolomme van die primêre makrostruktuur. Die primêre makrostruktuur se lemmas wat gekies is vir ’n verdere bewerking in die sekondêre soekveld, is woorde waarvan die bewerking in die primêre soekveld na die oordeel van die samestellers nie genoegsame hulp aan die gebruiker bied nie. Met hierdie toepassing van die dataverspreidingstruktuur tree die samestellers van die RDW baanbrekend op in die Suid-Afrikaanse woordeboekpraktyk – met ’n benadering wat ook in die internasionale leksikografiebeoefening vernuwend is. Die aanwesigheid van ’n parallelle sekondêre makrostruktuur in ’n sekondêre soekveld is ’n benadering wat grootliks ongekend is in die bestaande leksikografiepraktyk.

In die metaleksikografie word, blykens Wiegand & Gouws (2013a: 78) en Wiegand, Beer & Gouws 2013: 31), ’n makrostruktuur veral as ’n ordeningstruktuur beskou wat die lemmas, as gidselemente van woordeboekartikels, volgens bepaalde kriteria orden. Die alfabetiese ordeningsbeginsel van die RDW se primêre makrostruktuur word ook in die sekondêre makrostruktuur gevolg.

Die gidselemente in die sekondêre makrostruktuur behels slegs ’n beperkte keuse van lemmas uit die woordelys van die oorspronklike weergawe van die TW. Die artikels van die sekondêre makrostruktuur bied ’n eiesoortige bewerking, iets wat enig in sy soort in die Afrikaanse leksikografiepraktyk is, en wat veral die kommunikatiewe funksie van teksbegrip in ’n veeltalige omgewing nastreef. Sodanige lemmakeuse geld ten opsigte van gevalle waar die bewerking in die primêre soekveld nie sonder meer tot ’n ondubbelsinnige onttrekking van inligting aan die aangebode data lei nie – veral waar, as gevolg van gebrekkige koteks- en konteksleiding, sulke lemmakeueses nodig is om ekwivalentdiskriminasie moontlik te maak. Volgens die aantekeninge in die gebruikersteks moet die artikels in hierdie sekondêre makrostruktuur die gebruiker help om daardie behandelde taal van die woordeboek wat vir ’n betrokke gebruiker die tweede taal is, op twee maniere beter te verstaan, naamlik deur hervertaling en uitspraakleiding. In Figuur 9 hierna kan

die artikel van die lemma *gaas* in die primêre makrostruktuur gesien word, en daarnaas die bewerking van die lemma *gaas* in die sekondêre makrostruktuur.



**gaas** gauze, netting; (embroidery) canvas; lint; lawn; network; *fyn* ~ gossamer. **gaas'agtig** -e gauzy. **~bor-duurwerk** canvas embroidery. **~deur** screen door. **~doek** gauze; cheesecloth. **~draad** wire-gauze. **~kant** point de gaze. **~vlerkig** -e lace-winged. **~vlerkige** -s lacewing. **~vlieg** lacewing fly. **~wals** dandy-roll(er) (*printing*).
**gaat** *gate, vid.* **gat** (1); *in 'n ~ wees* strike a bad patch; *in*

**gaas** n. **gauze** (*ghôz*) enige dun weefsel met gaatjies tussen die drade (veral mediese gaas), gaasdoek; **netting** (ne'tieng) netwerk; **embroidery canvas** (embroi'dirie kěn'wis) stramien, borduurgaas; **lint** (lient) verbandlinne; **lawn** (lôn) doeksif; **network** (net'wwik) maaswerk.

Figuur 9: Die artikels van die lemmas *gaas* in die RDW

Die bewerking in die primêre makrostruktuur van die hooflemma *gaas* is veral daarop gerig om vertaalekwivalente te verskaf (*gauze, netting,* (*embroidery*) *canvas, lint, lawn en network*). Daar is ook 'n enkele koteksinskrywing, naamlik die kollokasie-aanduider *fyn gaas*, met die gepaardgaande vertaalekwivalent. Die sublemmas *gaasagtig* – *gaaswals* wat daarop volg (en hulle bewerking) word nie hier bespreek nie.

In die artikel van die sekondêre makrostruktuur word 'n heeltemal nuwe leksikografiese benadering gevolg met betrekking tot sowel die inhoud as die artikelstruktuur. Hierdie spesifieke artikel is tipies van die soort aanbieding en bewerking wat ook in ander artikels van die sekondêre makrostruktuur se artikeltrajekte aangebied word – alhoewel alle artikels nie altyd dieselfde verpligte mikrostruktuur het en dus nie altyd dieselfde aanduidertipes bevat nie. Die lemma *gaas* is die gidselement van die artikel waarvolgens die ordening in die sekondêre makrostruktuur gedoen word: in die nabyheid van die ooreenstemmende artikel in die primêre makrostruktuur. In die vormkommentaar van die artikel word 'n woordsoortaanduider verskaf as enigste inskrywing naas die lemmateken. Sodanige woordsoortaanduider geld ook al die sublemmata van die artikel. In die res van die artikel word die woorde wat as vertaalekwivalente in die primêre woordveld se ooreenstemmende soekgebied – die betrokke woordeboekartikel – aangebied is, weer verstrek. Dit is die woorde *gauze, netting, (embroidery) canvas, lint, lawn* en *network*. Hulle word enersyds as vertaalekwivalente van die lemma van die sekondêre makrostruktuur gegee en het gevolglik 'n lemmatiese adressering, maar hulle word ook verhef tot sublemmas en sekondêre bewerkingseenhede van die artikel en tree as volwaardige adresinskrywings op om sodoende prosedures van sublemmatiese adressering moontlik te maak. Die bewerking in die res van die artikel impliseer naamlik telkens 'n sublemmatiese adressering, aangesien dit nie primêr op die hooflemma gaas gerig is nie maar op die onderskeie sublemmata,

naamlik die vertaalekwivalente van die artikel in die primêre soekveld se artikel. In sommige gevalle is daar sprake van dubbele adressering, naamlik waar die aanduiders én ’n sublemmatiese én ’n lemmatiese adressering vertoon. Hierdie aspek word nie hier verder bespreek nie.

In die artikel van die lemma *gaas* in die sekondêre soekveld is die hooflemma ’n Afrikaanse leksikale item, terwyl die sublemmas telkens Engelse leksikale items is. Dit is ’n eiesoortige maar funksionele manier om leksikale items van die behandelde tale in ’n tweetalige woordeboek te bewerk en dra daadwerklik daartoe by om die gebruikersgerigtheid van hierdie woordeboek te versterk.

Die verskillende subartikels bevat telkens ’n vormkommentaar by wyse van die sublemmateken, en dan ook ’n uitspraakaanduider wat uitspraak deur middel van ’n ortografiese herskrywing van die lemma verstrek. Hierdie transkripsiemetode is geskik vir die tipiese teikengebruikers van hierdie woordeboek, persone wat waarskynlik nie vertroud is met die internasionale fonetiese alfabet nie en vir wie ’n fonetiese transkripsie as uitspraakaanduider beperkte waarde sou gehad het. Die uitspraakaanduiding is ’n vernuwende aspek van die sekondêre soekveld, aangesien dit nie in die artikels van die primêre soekveld voorkom nie. Hierdeur word die teksproduksiefunksie van dié woordeboek versterk.

’n Opvallende kenmerk van die subartikels in die sekondêre makrostruktuur is dat die vertaalekwivalente van die hooflemma wat in die sekondêre soekveld se artikels tot bewerkingseenhede verhoog is, as adresse van hulle eie vertaalekwivalentaanduiders optree. Dit is egter nie die gevolg van ’n omkeerproses van die aanduiders wat as onderskeidelik lemmas en vertaalekwivalente in die primêre soekveld optree nie. In die bewerking van die lemma *gaas* in die sekondêre soekveld tree *gaas* nie as vertaalekwivalent op van enige van die sublemmas wat vertaalekwivalente van *gaas* in die primêre soekveld was nie. Die proses van terugvertaling wat hier plaasvind, bied ander Afrikaanse vertaalekwivalente vir *gauze, netting, (embroidery) canvas, lint, lawn* en *network*. Die Afrikaanse woord *gaas* is polisemies en sy leksikografiese bewerking lei noodwendig tot ’n ekwivalentverhouding van semantiese divergensie. Die gebrekkige konteks- en koteksleiding wat die TW kemmerk, soos gesien kan word in die artikels van die primêre soekveld, noop die leksikograwe van die RDW om ondersteunende hulp te bied. Deur byvoorbeeld met die terugvertalings aan te toon dat *lint* as ’n vertaalekwivalent van *gaas* na *verbandlinne* verwys, en *lawn* na *doeksif*, word die gebruiker gehelp om die korrekte vertaalekwivalent vanuit die primêre soekveld se artikel vir ’n bepaalde gebruiksituasie te kies.

In tweetalige woordeboeke mag leksikograwe hulle nie op die intuïsie van die geïdentifiseerde teikengebruiker van die woordeboek beroep nie. Die blote lysting van vertaalekwivalente of die ondersteuning van vertaalekwivalente deur gebrekkige konteks- en koteksleiding bevorder nie ekwivalentdiskriminasie nie, waardeur die keuse van die korrekte vertaalekwivalent bemoeilik word. Die terugvertalingsbenadering in die artikels van die sekondêre soekveld dra op ’n vernuwende manier daartoe by om die kommunikatiewe funksie van die RDW te ondersteun.

Hierdie soort leksikografiese bewerking behoort in die metaleksikografie erkenning te kry, sodat dit ook in ander tweetalige woordeboeke toegepas kan word.

## ’n Eentalige dimensie

Hartmann (1994) wys reeds meer as twee dekades gelede daarop dat ’n tipologiese verbreding daartoe kan lei dat eentalige woordeboeke aangepas word om ook ’n tweetalige dimensie te vertoon. Dit kom voor waar die artikelstruktuur van ’n eentalige verklarende woordeboek ook een of meer soeksones bevat waarin aanduiders in ’n ander taal verstrek word. Die tweetalige dimensie word nie op ’n ongemotiveerde manier bygevoeg nie, maar wel in ooreenstemming met die werklike doel van die betrokke woordeboek. ’n Voorbeeld hiervan in Afrikaans is te vinde in die eentalige *Grondslagfasewoordeboek*. Die artikel van die lemma *aartappel* (kyk Figuur 10 hierna) wys dat die hoofbewerking in Afrikaans is, maar ’n Engelse vertaalekwivalentaanduider asook ’n aanduider wat die Engelse vertaling van die Afrikaanse voorbeeldsin is, gee aan hierdie woordeboek ’n tweetalige dimensie.


**aartappel**
**(aartappels)** potato
’n **Aartappel** is ’n groente wat onder die grond groei en op baie maniere gaargemaak word.
*Ma sal* ***aartappels*** *vir aandete maak. / Mother will cook* ***potatoes*** *for supper.*
**BL 14**

Figuur 10 – uit *Grondslagfasewoordeboek*

In die RDW verkry hierdie tweetalige woordeboek, danksy die inhoud in die sekondêre soekveld, ook soms ’n eentalige dimensie – ’n verskynsel wat nie

algemeen is in die samestelling van tweetalige woordeboeke nie. Die bewerking in die semantiese kommentaar van die sublemmas in die RDW bied soms nie net ’n terugvertaling deur middel van vertaalekwivalentaanduiders nie; daar is dikwels ook betekenisparafrase-aanduiders. Vergelyk in hierdie verband die bewerking van die sublemma *gauze*. Daar word wel ’n vertaalekwivalentaanduider *gaasdoek* gegee, maar dit word voorafgegaan deur die kort betekenisparafrase-aanduider *enige dun weefsel met gaatjies tussen die drade (veral mediese gaas)*. Betekenisparafrase-aanduiders is tipies van eentalige verklarende woordeboeke en hierdie aanduider gee aan die tweetalige RDW ’n dimensie wat hieraan herinner.

Die vernuwende aard van die RDW as ’n Afrikaanse spits op die internasionale leksikografiese landskap is onmiskenbaar en nie te geringskat nie. Nie net praktiese leksikograwe nie, maar ook metaleksikograwe kan baat by die werk wat hiermee gedoen is. ’n Teoretiese bespreking van die werkswyse met die RDW kan tot ’n uitbreiding van die bestek van die algemene leksikografieteorie lei en tot verdere vernuwende prosedures in die leksikografiepraktyk aanleiding gee. In laasgenoemde verband dink ek onder meer aan ’n omvattender benutting as voorheen van die raamstruktuur (met meer diversiteti wat die buitetekste betref), asook aan ’n beter benutting van ingefaseerde binnetekste.

## Ter afsluiting

In die ontwikkelinggeskiedenis van die Afrikaanse leksikografie is daar ruim tekens van spitsprestasies, wat aandui dat die leksikografiepraktyk alhier goed gevestig is en ’n beduidende bydrae maak ter bevrediging van die leksikografiese behoeftes van die taalgemeenskap.

Ruimskootse bewys is gelewer in aspekte van dié ontwikkelinggeskiedenis dat daar in die Afrikaanse leksikografie vernuwend opgetree word, en dat werkswyses ingestel is en word wat deur sowel ander Suid-Afrikaanse as buitelandse woordeboeksamestellers nagevolg sou kon word. Die Afrikaanse leksikografiese toneel lewer ook bewys van ’n lewendige wisselwerking tussen teorie en praktyk. Veranderinge in die praktyk is dikwels vanuit die metaleksikografie gemotiveer en vernuwings in die praktyk lei dikwels daartoe dat aanpassings in die leksikografieteorie gemaak moet word om dusdanige vernuwings teoreties te begrond.

*Universiteit van Stellenbosch*

# Bronnelys


Anoniem (S.J. du Toit). 1902-1904. *Patriot Wordeboek/Patriot Dictionary*. Paarl: Du Toit.

Boshoff, S.P.E. 1926. 'n Standaard-woordeboek van Afrikaans. In *Gedenkboek ter Ere van die G.R.A.* Potchefstroom, pp. 307-328.

Bosman, D.B. & andere (reds.). 1931-1936; 1984. *Tweetalige Woordeboek/Bilingual Dictionary*. Kaapstad: Tafelberg.

Botha, W.F. 2003. Die impak van die leksikografieteorie op die samestelling van die Woordeboek van die Afrikaanse Taal. Onuitgegewe proefskrif. Universiteit van Stellenbosch.

Brandt, P.A. & Leue, J.A.E. 1982. *Schulwörterbuch*. Pretoria: J.L. van Schaik.

Brink, A.J. & Lochner, J. de V. 2011. *Woordeboek vir die Gesondheidswetenskappe/ Dictionary for the Health Sciences.* Kaapstad: Pharos.

Changuion, A. N.E. 1844. Proeve van Kaapsch taaleigen. In Changuion, A.N.E. *De Nederduitsche taal in Zuid-Afrika hersteld.* Rotterdam: J. van der Vliet.

Combrink, J.G.H. 1979. Die sesde deel van die WAT. *Standpunte 140*, 32(2):49-64.

De Villiers, M & andere (reds.). 1967. *Kernwoordeboek van Afrikaans*. Kaapstad: Nasou.

De Villiers, M. & andere (reds.). 1987. *Nasionale woordeboek*. Kaapstad: Nasou.

Du Plessis, M. (red.). 2005. *Pharos Afrikaans-Engels/English-Afrikaans Woordeboek/ Dictionary.* Kaapstad: Pharos.

Eksteen, L.C. & andere (reds.). 1997. *Groot Woordeboek/Major Dictionary*. Kaapstad: Pharos.

Gallardo, A. 1980. Dictionaries and the Standardization Process. In Zgusta, L. (ed.). *Theory and Method of Lexicography: Western and Non-Western Perspectives*. Columbia, South Carolina: Hornbeam Press, pp. 59-69.

Gericke, W. 1991. *Die Woordeboek van die Afrikaanse taal: 'n kultuurhistoriese verkenning.* Onuitgegewe MA-tesis. Universiteit Stellenbosch.

Gouws, Ronél & andere (reds.). 2010. *Grondslagfasewoordeboek*. Kaapstad: Maskew Miller Longman.

Gouws, R.H. 1983. Taalkundige interessanthede in J.C. Steyn se gedig "Woord en sin". *Klasgids,* 18(2):11-17.

Gouws, R.H. 1996. Review article: Grobbelaar, P. (ed.). Reader's Digest English-Afrikaans Dictionary/ Afrikaans-Engelse woordeboek. *International Journal of Lexicography,* 9(2):153-161. https://doi.org/10.1093/ijl/9.2.153

Gouws, R.H. 2003. Oor patriotte en ander leksikografiese vernuwers. In Botha, W.F. (red.). *'n Man wat beur.* Stellenbosch: Buro van die WAT, pp. 71-85.

Gouws, R.H. 2004. Outer texts in bilingual dictionaries. *Lexikos*, 14:67–88. https://doi.org/10.5788/14-0-683

Gouws, R.H. 2005. Lexicography in Africa. In Brown, K. (ed.). *Encyclopedia of Language & Linguistics*. 2nd Edition. Oxford: Elsevier, pp. 95–101. https://doi.org/10.1016/B0-08-044854-2/04336-4

Gouws, R.H. 2007. A Transtextual Approach to Lexicographic Functions. *Lexikos,* 17:77–87. https://doi.org/10.5788/17-0-1165

Gouws, R.H. 2012. Innovative strategies in macrostructural choices. In Ndinga-Koumba-Binza, H.S. & Bosch, S.E. (eds.). *Language Science and Language Technology in Africa.* Stellenbosch: SUN PRESS, pp. 251–269.

Gouws, R.H. 2014. Expanding the notion of addressing relations. *Lexicography*, 1(2):159–184. https://doi.org/10.1007/s40607-014-0012-1

Gouws, R.H. 2015. The presentation and treatment of collocations as secondary guiding elements in dictionaries. *Lexikos,* 25:170–190. https://doi.org/10.5788/25-1-1294

Gouws, R.H. 2016. Oor ANNA en ander andershede in die Afrikaanse leksikografie. *Tydskrif vir Nederlands en Afrikaans,* 23(1):58–80.

Gouws, R.H. & andere (reds.). 2013. *Dictionaries. An International Encyclopedia of Lexicography. Supplementary Volume: Recent Developments with Focus on Electronic and Computational Lexicography*. Berlyn: De Gruyter.

Grobbelaar, P. & andere (reds.) 1987. *Reader's Digest Afrikaans-Engelse Woordeboek/English-Afrikaans Dictionary*. Kaapstad: The Reader's Digest Association, South Africa (Pty) Ltd.

Grobler, H. 1978. 'n Voorlopige toepassing van S.P.E. Boshoff se kriteria vir 'n groot woordeboek op *WAT* I-VI. *Klasgids*, 12(4):29-46.

Gutsche, H. & Brandt, P.A. 1950; 1982. *Schulwörterbuch*. Pretoria: J.L. van Schaik.

Hartmann, R.R.K. 1994. Bilingualised versions of learners' dictionaries. *Fremdsprachen lehren und lernen*, 23:206–220.

Hausmann, F.J. & Wiegand, H.E. 1989. Component Parts and Structures of Monolingual Dictionaries. In Hausmann, F.J. & andere (reds.), 1989-1991:328-360. https://doi.org/10.1515/9783110095852.1.4.328

Hausmann, F.J. & andere (reds.). 1989-1991. *Wörterbücher. Dictionaries. Dictionnaires. An International Encyclopedia of Lexicography*. Berlyn: Walter de Gruyter

Jones, K.L. & andere (reds.). 2014. *Ju|'hoan Tsumkwe Dialect / Prentewoordeboek vir kinders / Children's picture dictionary*. Pietermaritzburg: University of KwaZulu-Natal Press.

Kammerer, M. & Wiegand, H.E. 1998. Über die textuelle Rahmenstruktur von Wörterbüchern. Präzisierungen und weiterführende Überlegungen. *Lexicographica*, 14:224–238.

Kritzinger, M.S.B. & andere (reds.). 1926. *Woordeboek: Afrikaans-Engels, Engels-Afrikaans*. Pretoria: J.L. van Schaik.

Kritzinger, M.S.B. & andere (reds.). 1936. *Verklarende Afrikaanse woordeboek.* Pretoria: J.L. van Schaik.

Labuschagne, F.J. & Eksteen, L.C. (reds.). 2010. *Verklarende Afrikaanse Woordeboek*. Kaapstad: Pharos Woordeboeke.

Louw, P.A. & Gouws, R.H. Lemmatiese en nielemmatiese adressering in Afrikaanse vertalende woordeboeke. *S.A. Tydskrif vir Taalkunde*, 14(3):92–100. https://doi.org/10.1080/10118063.1996.9724054

Luther, J. & andere (reds.). 2015. *Handwoordeboek van die Afrikaanse Taal* (HAT). Kaapstad: Pearson.

Mansvelt, N. 1884. *Proeve van een Kaapsch-Hollandsch idioticon met toelichtingen en opmerkingen betreffende land, volk en taal.* Kaapstad: Cyrus J. Martin.

Martin, W. & andere (reds.). 2011. *Prisma groot woordenboek Afrikaans en Nederlands.* Houten: Prisma.

Odendal, F.F. & Gouws, R.H. 2005 *Verklarende Handwoordeboek van die Afrikaanse Taal.* (HAT). Kaapstad: Pearson.

Schoonees, P.C. & andere (reds.). 1951–. *Woordeboek van die Afrikaanse Taal.* Stellenbosch: Buro van die *WAT*.

Schoonees, P.C. & andere (reds.). 1965. *Verklarende Handwoordeboek van die Afrikaanse Taal.* Johannesburg: Voortrekkerpers.

Shah, S. & Brenzinger, M. (reds.). 2016. *Ouma Geelmeid ke kx'u ||xa||xa N|uu/Ouma Geelmeid gee N|uu*. Kaapstad: CALDi (= Centre for African Language Diversity), Universiteit van Kaapstad.

Snijman, F.J. 1964. *U woorde, u woordeboek.* Stellenbosch: Raad van Beheer oor Die Afrikaanse Woordeboek.

Steyn, H.A. & andere (reds.) 1925–1970. *Wörterbuch/Woordeboek*. Pretoria: J.L. van Schaik.

Steyn, J.C. 1975. *Die grammatika van liefhê.* Kaapstad: Tafelberg.

Steyn, J.C. 2009. G.R. von Wielligh en die Afrikaanse taalbeweging. *Tydskrif vir Nederlands en Afrikaans*, 16(2):68–91.

Trümpelmann, G.P.J. & Erbe, E.. 1971–1983. *Woordeboek/Wörterbuch*. Pretoria: J.L. van Schaik.

Venter, A. & andere (reds.). 2017. *Explanatory Dictionary of Politics/Verklarende Politieke Woordeboek.* Kaapstad: Juta.

Wiegand, H.E. 1998. *Wörterbuchforschung.* Berlyn: De Gruyter. https://doi.org/10.1515/9783110802467

Wiegand, H.E. 2006. Adressierung in Printwörterbüchern. Präzisierungen und weiterführende Überlegungen. *Lexicographica, 22*:187-261. https://doi.org/10.1515/9783484605930.2.187

Wiegand, H.E., Beer, S. & Gouws, R.H. 2013. Textual structures in printed dictionaries: An overview. In Gouws, R.H. & andere (eds.), 2013:31-73. https://doi.org/10.1515/9783110238136.31

Wiegand, H.E. & Gouws, R.H. 2013a. Addressing and addressing structures in printed dictionaries. In Gouws, R.H. & andere (eds.), 2013:273-314.

Wiegand, H.E. & Gouws, R.H. 2013b. Macrostructures in printed dictionaries. In Gouws, R.H. & andere (eds.), 2013:73-110.

Wiegand, H.E. & andere (reds.). 2010/2017. *Wörterbuch zur Lexikographie und Wörterbuchforschung/Dictionary of Lexicography and Dictionary Research.* 1. Band/2. Band. Berlyn: De Gruyter.

# tussenspel 3

## Apokopoësie

deur Pirow Bekker

1

### Sinkopieë

Wees maar rustig
leef met die aarde
in jou
aporiolities saam:
met vulkaniese are
Etnas en aortas
stente en St Helenas
cholesterols en Stromboli's
pasmarkeerders voor die lawas –

leef maar rustig
in die basaltversteende bome
gooi oor die magmas
seëns uit met woorde
wat dobberend versmelt tot as –
volhardend
aljanderend, aljanderend
deur die bos

## 2

## Apollatoom

Deur kluitjiesreën bedot
moet die aarde eenvoudig
terugkeer, gryp met stof
na stof, die duisendpoot
weer toelaat tot sy gebied, kop
tot die grond beperk
nougeset laat voetslaan
uit die lastigheid van turf
teen 'n sandkliphoekpaal op
na die mik te klim
van paal en ligter stut

en dop te word
met vir die kernson
'n knypie snuif daar in.

3

## Apokalips van die parkiete

Ek is hier
en Ma is hier
en elke liewe maatjie –
ons sit en ginnegaap
hier in ons slaaptydbos
langs Bieblebom se paadjie.

Wat was dit? 'n Knal?
Weerlig uit die bloute, Ma?
En hou die hael verby?
Maar nee, ons fladder saam,
kry eindelik ons vlerke vry,
vlieg uit teen nog 'n knal,
sien hoe ons slaapmaats val.

Kom, Ma, kom ons draai om!
Ons moet terug, ons moet gaan vra:
Wat het jul oorgekom?

T'rug na die vervreemde lug,
die bos van ginnegaap:
Waar is hul heen, wat
slaan hul neer, hoe waai
die wind, hoe ruk, hoe skeur
dit ons geliedere oop?

Ek is hier
en Ma is hier.
Ons twee lê
in Bieblebom se paadjie
met rondom ons die ander algar
wat die dag se lig
uit hul oë aan 't gaap is. Bedeesd
of hoe? "Kyyyk hierso, Ma!"

Hoofstuk 4

# ’n Sosiolinguistiese bespreking van die taalgebruiksvergestalting van bejaardheid in Elsa Joubert se *Spertyd*

deur Annette de Wet

Tans verskyn talle publikasies oor die hoë ouderdomme wat mense bereik en die nog hoër ouderdomme wat in die toekoms bereik sal word. Volgens Ortman, Velkoff & Hog (2014) word die volgende statistiek vir die toekoms geprojekteer met betrekking tot die Verenigde State van Amerika in hierdie verband: die getal persone in die ouderdomsgroep 85 en hoër sal waarskynlik van die huidge 5,9 miljoen tot 8,9 miljoen in 2030 groei; in 2050 sal dit aangroei tot 18 miljoen, om dan iets soos 4,5 persent van die VSA se bevolking uit te maak – teenoor die 2,5% van 2030.

Binne die sosiolinguistiek as vakgebied word ouderdom beskou as een van die faktore wat bydra tot die verskeidenheid wat in taal voorkom. Hoewel daar baie ondersoeke gedoen is oor die taalgebruik(skenmerke) van jonger mense, is daar tot op hede min navorsing gedoen oor die taalgebruik van die ouer bevolkingsgroepe. Die meeste navorsing in laasgenoemde verband is beperk tot die afnemende taalfunksionaliteit by bejaardes as gevolg van byvoorbeeld gehoorverlies en ander ouderdomsverwante siektes. Omdat mense tans hoër ouderdomme bereik en steeds aktief bly, is daar ruimte vir navorsing op hierdie terrein (Coupland 2009: 849).

’n Persoon soos J.C. Steyn is ’n voorbeeld van laasgenoemde tendens: ’n produktiewe skrywer op die ouderdom van 80. Hy het sedert 2010 tot tans

’n tiental publikasies die lig laat sien (waarvan enkele van die bronne wat in die bibliografie gelys is, getuig). Hierdie toonbeeld van intellektuele aktiwiteit op gevorderde leeftyd ondersteun die siening dat hierdie lewensfase tans vir talle mense ’n besonder produktiewe lewensfase is.

Nog ’n voorbeeld van ’n skrywer wat op die hoë ouderdom (95) bly publiseer, is Elsa Joubert. In 2017 verskyn haar boek *Spertyd*, waarin sy haar belewenis van die hoë ouderdom, naamlik van haar leeftyd tussen die ouderdomme 90 en 95, in ’n aftreeoord in Kaapstad beskryf.

In die ondersoek waaroor in hierdie hoofstuk gerapporteer word, word ’n sosiolinguistiese blik op taalgebruik ten aansien van die later lewensfase of deur mense van hoër ouderdom gegee. Uitgangspunte van die sosiolinguistiek word as raamwerk geneem om ’n kwalitatiewe ontleding te doen van die neerslag van hierdie tematiek in Joubert se *Spertyd*. Die spesifieke temas wat onder die vergrootglas gekom het, kom verderaan ter sprake.

Sodoende word gepoog om ’n bydrae te lewer tot ’n sosiolinguistiese beskrywing van die gevorderde ouderdom.

## Argumente vir die gebruik van ’n geskrewe (literêre) teks as databron vir sosiolinguistiese ontleding

Die gebruik van ’n literêre teks as die objek van ’n sosiolinguistiese ondersoek sluit aan by Simpson (1993: 2) se siening dat enige taalgebruikproduk ’n representasie verteenwoordig. Hy skryf dat hy taalgebruik beskou

> as a projection of positions and perspectives, as a way of communicating attitudes and assumptions. The elusive question of the “truth” of what a text says is not an issue here, rather it is “the angle of telling” adopted in a text, whether this be an advertisement, a novel or a newspaper report.

Verskeie taalkundiges huldig die mening dat kennis van die linguistiek en spesifieke aandag aan linguistiese raamwerke verrykend is vir die lees van ’n literêre teks – byvoorbeeld Fowler (1986) ten opsigte van kritiese diskoersanalise, Carstens (1997) van die tekslinguistiek en Kristiansen (2003) van die rol van taalgebruik in die skep van identiteit (diskoersanalise en variasietaalkunde).

Harrison (2017) se boek *Cognitive Grammar in Contemporary Fiction* handel oor die toepassing van kognitiewe grammatika by die analise van literêre tekste. Die grammatiese raamwerk van die kognitiewe grammatika word as vertrekpunt gebruik om grammatikale eienskappe te analiseer en te kyk hoe die kognitief-semantiese aard daarvan die leser se aandag aan die teks en die konstruksie daarvan beïnvloed.

Reeds in 1993 publiseer De Beaugrande ’n artikel waarin hy fokus op ’n oorbrugging van die terreine van die linguistiek en literatuur. Hy (De Beaugrande 1993: 423) argumenteer dat literêre teorie nie voldoende die sosiale en kognitiewe aspekte van literêre taalgebruik in berekening bring nie.

De Beer (2010) doen ’n ondersoek na die gebruik van talige konstrukte wat deur ’n skrywer van ’n literêre teks benut word om die sosiale funksies van maguitoefening en identiteitbevestiging weer te gee. Deur sodanige talige konstrukte te identifiseer en analities op die teks – in daardie geval: *Kroniek van Perdepoort* (van Anna M. Louw 1975) – toe te pas, was dit vir haar moontlik om afleidings te maak oor die verskillende identiteite van die hoofkarakters, en die magsverhoudings tussen karakters, in die roman.

Coupland (2009: 851) wys op die verskillende bronne wat taalgebruikdata vir sosiolinguistiese navorsing bied, waaronder empiriese data wat deur middel van onderhoude verkry word, “allowing informants to ‘tell age’ from their own perspectives and in relation to particular social moments and configurations”. Hierdie studies dra daartoe by “[to] ‘give voice’ to people as individual informants”. Sy verwys na die projeksies oor ouderdom wat in mediatekste voorkom, en wys op die engheid en bevooroordeeldheid wat hierin weerspieël word. Verder wys sy op die nut van geskrewe, persoonlike refleksies, die “self being ‘storied’” (Coupland 2009: 851) wat dit verteenwoordig. Sy beklemtoon ook die insig wat verkry word wanneer bejaardheid vanuit ’n sosiolinguistiese raamwerk ondersoek word.

## Die navorsingsvraag wat die onderhawige ondersoek gerig het

Die vraag wat in die onderhawige ondersoek ter sprake is, lui: Op watter wyse dra die beskrywing van die ouderdomsfase in *Spertyd* by tot die bestaande sosiolinguistiese beskrywing van die konstruk bejaardheid?

Verdere vrae wat die ondersoek rig, is die volgende: Werp die bejaardheidstematiek en die taalgebruiksgevalle in *Spertyd* meer lig op i) houdings en gesindhede teenoor die bejaardes in die Suid-Afrikaanse samelewing, ii) die leefwêreld van die mense in hierdie ouderdomsgroep, iii) dié bepaalde ouderdomsgroep se siening van die hedendaagse samelewing en iv) die taalgebruik van mense behorende tot hierdie maatskaplike groep?

Die vrae wat die ondersoek rig, is dus verkennend van aard deurdat ondersoek ingestel word na bejaardheid as sosiolinguistiese konstruk én na die afleidings wat gemaak kan word op grond van hierdie ouderdomsgroep se taalgebruik. In hierdie kwalitatiewe ondersoek word die tematiek naamlik onder die loep geneem soos dit neerslag vind in spesifiek die onderhawige skrywer (Joubert) se beskrywing van haar (as verteller en hoofkarakter in die boek se) belewenisse en sienings van hierdie lewensfase.

Die volgende werkswyse word gevolg: Eerstens word 'n literatuuroorsig gegee ten opsigte van die beskrywing van ouderdom as sosiolinguistiese veranderlike. Dit word gevolg deur 'n bespreking van *Spertyd* en die toepaslike temas wat daarin na vore kom. 'n Kwalitatiewe ontleding van die vermelde sosiolinguistiese aspekte soos dit in die literêre teks vergestalt word, word bespreek. Hoewel die data verkry, sprekend is van 'n individu se belewenisse, is die vakkundige waarde van die studie daarin geleë dat die basis vir die sosiolinguistiese beskrywing van bejaardheid as konstruk, sodoende aangevul en illustratief uitgebrei word.

## Sosiolinguistiese aandag aan ouderdom as faktor in taalvariëteitkeuses

Binne die terrein van die sosiolinguistiek word aandag gegee aan variasievorme wat in tale bestaan en aan die faktore wat sodanige verskeidenheid veroorsaak. Een van hierdie faktore is ouderdom. Volgens Coulmas (2005: 52) word elke generasie of ouderdomsgroep gekenmerk deur eie taalgebruikskenmerke, omdat elke nuwe generasie die taal aanpas om iets van hul leefwêreld te weerspieël. Ook Raidt (1989: 98) bring natuurlike taalverandering in verband met wisselende generasienorme. Verder verskil die kommunikasievaardighede en behoeftes van verskillende generasies en daarom praat oud en jonk verskillend.

Coulmas (2005: 52) verwys na tydsdiepte as faktor in taalgebruik, 'n verskynsel wat verskil van diachroniese variasie. Tieners se taal verskil van tagtigjariges s'n ten opsigte van die alledaagse uitdrukkings, die sinskonstruksies en uitspraak, en

gevolglik ervaar tieners sekere vorme van bejaardes se taalgebruik as verouderd. Sekere tendense bestaan, soos dat ouer persone meer vertroud is met verouder(en)de uitdrukkings, terwyl jong mense met meer eietydse taalvorme geassosieer word. Coulmas (2005: 52) noem hierdie verskynsel intergenerasionele variasie. Dit beteken nie dat die argaïese vorme net deur die ouer geslag gebruik word en die moderne vorme net deur die jonger geslag nie, maar wel dat daar 'n tendens is dat sekere vorme met 'n spesifieke geslag geassosieer word. Dit is, om verskeie redes, moontlik dat beide die ouer en die meer eietydse vorme soms deur lede van die ander groep (vir wie sulke taalgebruik nie kenmerkend is nie) ingespan word, byvoorbeeld om 'n teks met die oog op 'n bepaalde teikengroep aan te pas of om humor te bewerkstellig.

Mettertyd verloor sommige van die nuwe, eietydse vorme hul nuutheid, en word hulle geleidelik deel van die permanente taalskat, terwyl ouer vorme weer uit die aktiewe taalwoordeskat wegbeweeg. Sulke prosesse demonstreer dat taal voortdurend onderhewig is aan verandering. Vergelyk in hierdie verband ook Raidt (1989: 98) se beskrywing van normale taalverandering.

Veroudering is 'n biologiese feit, maar die effekte daarvan op die menslike gedrag (wat taalgebruik insluit) is onderhewig aan sosiale en kultuurgewoontes. Thomas & Wareing (2000: 103) verwys byvoorbeeld na die verband tussen taal, gemeenskap en mag, asook op die spesiale aandag wat minderjariges en bejaardes in gemeenskappe kry. Hulle toon aan dat die aantal woorde in 'n taal ter benoeming van hierdie twee ouderdomsgroepe meer as dié vir volwassenes is – iets wat op hul besondere status in 'n kultuurgroep dui. Verder wys hulle op die beskrywende woorde wat outomaties met 'n sekere ouderdomsgroep geassosieer word. Adjektiewe soos *wys* en *waardig*, of *koppig* en *broos*, byvoorbeeld, word normaalweg met bejaardes geassosieer.

Coulmas (2005: 55) onderskei die volgende ouderdomsgroeperings: kinderjare, adolessensie, middeljare, bejaardheid (vir laasgenoemde gebruik hy die term "old age"). Hoewel hierdie periodes nie afskeibare tydperke vorm nie, maar eerder aaneenlopend is, word ouderdomsfases in sekere kulture baie sterk gekoppel aan sosiale rolle, regte, verantwoordelikhede en gepaste gedrag. In tradisionele gemeenskappe word ook veel gemaak van die rites wat die oorgang van een fase na 'n ander merk. In hedendaagse gemeenskappe speel rites nie 'n prominente rol nie, hoewel daar seremonies bestaan wat fases in 'n persoon se lewe kenmerk, soos byvoorbeeld die eerste gebruik van nagmaal of mitzvah, aanneming in die kerk, graduering, mondigwording en aftrede. Chronologiese ouderdomsonderskeidings is 'n belangrike beginsel vir sosiale organisasie, dikwels met wetlike implikasies,

soos byvoorbeeld ten aansien van skoolpligtigheid, howe vir minderjariges, ouderdomsbeperkings op films en voorregte vir senior burgers. Verder word daar ook van mense gedrag verwag wat ooreenstem met die spesifieke ouderdomsgroep waartoe hulle behoort, soos byvoorbeeld om gepas aan te trek (Coulmas 2005: 54).

Wanneer taalgebruikskenmerke van spesifieke ouderdomsgroepe bestudeer word, word die deel van taal wat gemeenskaplik aan die spraakgemeenskap is, meestal op die periferie geplaas, terwyl daardie taalvorme wat uniek aan die bestudeerde generasie is onder die loep geneem word. Vir die doeleinde van hierdie artikel word daar dus slegs aandag gegee aan die taalgebruikselemente wat kenmerkend van bejaardes is.

Een van die redes wat verskaf word vir die kenmerkendheid van die taalgebruik van bejaardes, is die gegewe dat hierdie lewensfase gepaardgaan met 'n verligting van die druk om aan die heersende maatskaplike norme te voldoen (Coulmas 2005: 62). Labov (1972: 243) suggereer dat ouer mans se taalgebruik van meer ontspannendheid getuig, omdat hulle nie meer by magsverhoudings betrokke is nie. Wat die taalgebruik van vroue betref, toon studies dat hulle enersyds meer behoudend in hierdie verband optree, moontlik as deel van die opvoedingstaak waartoe hulle steeds verbind voel teenoor hul kinders; maar dat hulle andersyds meer geredelik van omgangstaal gebruik maak – 'n verskynsel wat in verband staan met 'n meer ontspanne lewenswyse, een met minder verantwoordelikhede.

Volgens Coulmas (2005: 62) is navorsing oor die kenmerke van bejaardetaal aanvanklik vanuit 'n kliniese perspektief gedoen, met die fokus op die gevolge van gehoorverlies, afasie (die onvermoë om woorde te herken of te herroep) en Alzheimer se siekte. Taalvervorming en kommunikasiesteurnisse as gevolg van fisiese agteruitgang is egter van min waarde vir die sosiolinguis, omdat in die variasietaalkunde eerder aandag gegee word aan taalvorme op grond van sosiale keuses. Hy verwys voorts na 'n register wat in die omgang met bejaardes gebruik word, wat as *bejaardegerigte* of *versorgerstaal* beskou kan word (Coulmas 2005: 62). Hieraangaande word die uitgangspunt gehuldig dat mense hul taalgebruik aanpas by wat hulle beskou as die behoeftes van hul gespreksgenote. Die eienskappe van hierdie register wat Giles & Coupland (1991: 20) identifiseer, is stadige produksie, vereenvoudigde sintaksis, vermyding van moeilike woorde en oordrewe prosodie. Hierdie register toon ooreenkomste met die registers wat teenoor babas en vreemdelinge gebruik word en hou in hoofsaak verband met oorakkommodering as sprekershouding. 'n Verdere ooreenkoms tussen versorgerstaal wat teenoor babas en dié wat teenoor bejaardes gebesig word, is die dikwels neerbuigende aard

daarvan – iets wat veral in geïnstitusionaliseerde omstandighede voorkom, soos in hospitale of tehuise vir bejaardes.

Coulmas (1998: 167) wys daarop dat die taalgebruik van mense behorende tot verskillende ouderdomsgroepe ook maatskaplike en politieke veranderings kan reflekteer. Hy wys verder op studies oor die verhouding tussen ouderdomsgebaseerde taalvariasiepatrone en die sprekers se belewenis van groot historiese gebeurtenisse wat gedurende hul leeftyd plaasgevind het, byvoorbeeld met betrekking tot die Tweede Wêreldoorlog. Die verskuiwende taalnorme van die taalgemeenskap word gekoppel aan politieke, maatskaplike en ekonomiese transformasie gedurende sodanige tydperke. ’n Verdere aspek van ouderdom waaraan binne die sosiolinguistiek aandag gegee word, is ouderdomsverwante angste en ’n afname van vaardighede by bejaardes, veral betreffende geheue. Coupland (2009: 858) verwys in hierdie verband byvoorbeeld na pynlike selfblootstelling (“painful self-disclosure”) as gevolg van beheerverlies wat met siekte en fisiese agteruitgang gepaardgaan; ook, en in aansluiting hierby, na ervaringswyses wat as pynlik, maar humoristies (“painful but humorous”) te bestempel is.

Verdere faktore wat ’n rol speel in taalgebruiksverskille tussen generasies hang saam met verskuiwende oortuigings en houdings. Oortuigings en houdings hou verband met magsverhoudings in die sosiale omgewing. Die kinderjare, adolessensie en bejaardheid (die seniorburgerfase) word beskou as lewensfases wat buite die normerende sosiale lewe val. Volwassenheid word as die hoofstroom beskou, waar sodanige leeftydsgroep beheer moet neem oor diegene wat nog te jonk of reeds te oud is om belangrike verantwoordelikhede op hulle te neem. Volwassenes speel ook ’n bepalende rol in wat as die norm in ’n gemeenskap, en wat as afwykend hiervan beskou word. Een van die tipiese uitings van laasgenoemde is die botsing tussen volwassenes en tieners oor laasgenoemde se taalgebruik wat (volgens die volwassenes) altyd veel te wense oorlaat. Volgens Coulmas (2005: 65) is die taalgebruik van die jeug daarop gerig om uit te daag, terwyl die ouer geslag gerig is op die bewaring/behoud van die taal. Dit is belangrik om in gedagte te hou dat taalverwerwing nie blote kopiëring van taalgebruik is nie, maar ’n herkonstruksie van ’n sisteem sodat dit oorvleuel met die vorige generasie se taalsisteem, maar dit nie volkome dupliseer nie (Coulmas 2005: 65). Die noodsaak en behoefte aan kommunikasie tussen die ouderdomsgroepe, en byvoorbeeld tussen ouers en kinders, dra daartoe by dat die intergenerasionele verskille egter nie té groot raak nie.

Die natuurlike proses van veroudering het dus vanaf geboorte tot aan die einde van die menslike lewensloop ’n impak op taalgedrag.

In die inleiding is reeds gewys op die groterwordende groep persone wat 'n hoër ouderdom bereik. Die feit dat mense van gevorderde leeftyd steeds produktiewe lewens lei, dra by tot die veranderende perspektief op hierdie lewensfase, en bied uiteraard geleentheid vir nuwe navorsing. Binne hierdie konteks wys Coupland (2009: 850) op die belang van ondersoek na aannames oor die laatouderdomsfase, beide op 'n breër kulturele vlak, en ook binne spesifieke gevallestudies, naamlik waar dit om individuele identiteite gaan. Van die aspekte wat aandag behoort te kry, is hoe ouderdomsverwante betekenisse in gesprekke, sowel as in geskrewe tekste, gekonstrueer word, om sodoende te probeer vasstel wat dit beteken om 'n sekere ouderdom in 'n spesifieke sosiale omgewing te hê.

## Taalgebruikskenmerke en identiteit

Binne die sosiolinguistiek word taalgebruik gesien as gedrag waardeur 'n spreker geëien kan word as behorende tot 'n bepaalde groep, byvoorbeeld deur die wyse waarop aan groepsnorme voldoen word en groepskenmerke in hierdie opsig na vore tree. Tweedens is taal ook 'n middel waardeur 'n individu hom-/haarself kenbaar maak, byvoorbeeld deur kenmerkende benamings of unieke segs- en stelwyses. Die voortdurende ontwikkeling van identiteit gaan dikwels hand aan hand met die skep van 'n raamwerk waarbinne die self en die ander gedefinieer word (Tabouret-Keller 1998: 315–316).

Ook Coupland (2009: 855–856) wys op hoe bejaardes hul veranderende identiteite (soos hul ouer word) deur middel van hul taalgebruik onderhandel in hul interaksie met ander, of in die (geskrewe) tekste wat hulle produseer. Hierdie ontwikkeling van identiteit behels op sosiale vlak die voortdurende herposisionering van die self en die ander. Hierdie verskynsel sluit aan by die realiteit van bejaardes se afhanklikheid van ander én van versorging, iets waarna reeds hierbo verwys is.

Die individu se idiosinkratiese gebruik van taal gee uitdrukking aan sy/haar identiteit en rol (Tabouret-Keller 1998: 324). Aan die een kant gaan dit om die individu se besondere identiteit, andersyds om die individu as lid van 'n groep, met sy groepsidentiteit. Groepsidentiteit is veral ter sprake as die persoon binne 'n geïnstitusionaliseerde raamwerk figureer, byvoorbeeld as kind in die skool, as volwassene in die werkplek en as afgetredene in 'n aftreeoord.

Wat die bepaling van groepsidentiteit betref, is Giles & Beebe (1984) se akkommodasieteorie relevant, omdat dit verwys na interaktiewe gedrag van mense wat hulself beskou as behorende tot 'n spesifieke groep. Die akkommodasieteorie

behels dat mense gemotiveerd is om hul taalgebruik(styl) aan te pas om sekere waardes, houdings en bedoelings teenoor ander uit te druk, dit wil sê indien hulle deel van die groep wil wees. Deur taalgebruik kan die individu sosiale goedkeuring of afkeuring weergee en só nader aan die groep beweeg of afstand van die groep bewerkstellig. Giles & Beebe (1984: 7-8) verwys na konvergensie of divergensie in hierdie verband, wat naamlik as taktiese opsies aangewend word vir sosiale assosiasie of dissosiasie.

Volgens Coupland (2009: 856) is sosiale identifikasie ’n vorm van optrede wat in ’n spesifieke sosiale omgewing plaasvind. Mense is tegelykertyd die produk én die produseerder van taal. Sy beklemtoon die persoonlike identiteitsverandering wat met gevorderde leeftyd intree en verwys (Coupland 2009: 857) na die ondersoek in hierdie verband van Norrick, waarin een van die fundamentele vrae wat gestel is, lui: “As we age, in what meaningful sense are we the product of our earlier selves?”

In aansluiting by hierdie gedagtegang wys Coupland (2009: 858) op die relativering van die “ek” oor ’n tydperk by individue, wat terselfdertyd verband hou met sowel persoonlike verandering as sosiokulturele veranderinge. Dink in hierdie verband aan Afrikaners wat hul (geërfde) identiteit bevraagteken in die lig van die veranderende politieke omstandighede in Suid-Afrika.

## ’n Samevatting van relevante temas vir ’n sosiolinguistiese ondersoek na bejaardheid as leeftydverskynsel

Uit bostaande bespreking van die sosiolinguistiese perspektief op bejaardheid, kan die volgende relevante ondersoektemas gelys word:

— die voorkoms van ’n spesifieke taalgebruiksregister binne ’n geïnstitusionaliseerde omgewing, soos ’n aftreeoord (Tabouret-Keller 1998: 324);

— die identiteitsvorming deur en van die bejaarde (Coupland 2009: 855–856; Tabouret-Keller 1998: 315–316);

— die gespreksonderwerpe en leefwêreldkenmerke van die bejaarde (Thomas & Wareing 2000: 103);

— die besondere benoemingswyses en beskrywende woorde vir bejaardes;

— die kenmerke van bejaardegerigte taalgebruik/versorgerstaal (Thomas & Wareing 2000: 110–113);

— die kenmerkende oortuigings en houdings van bejaardes (Coulmas 2005: 64);
— die onderliggende houdings van die breër gemeenskap jeens bejaardes (Thomas & Wareing 2000: 107); en
— die nuwe (ontwikkelende) blik op bejaardheid as verskynsel weens die proporsionele groei van ’n gemiddeld ouerwordende senior gemeenskap (Coulmas 1998: 62).

## Aspekte van die resepsie van die uitstaande temas in *Spertyd*

*Spertyd,* wat in die vyf-en-negentigste lewensjaar van Elsa Joubert verskyn het, is die derde outobiografiese boek van dié outeur – die vorige twee synde *’n Wonderlike land* (2005) en *Reisiger* (2009).

*Spertyd* is wyd aangeprys as ’n welkome literêre aanwins, onder meer deur Chris van der Merwe (2017) op *Litnet*, Joan Hambidge (2017) op haar blogtuiste *Woorde wat weeg*, Louise Viljoen (2017) in *Rapport*, Willie Burger (2018) in *Vrouekeur*, Johan Myburg (2018) op Maroela Media se webtuiste en Etienne Bloemhof (2017) in sy bekendstellingstoespraak oor die boek (soos beskikbaar op *Litnet*).

Leon Lemmer (2017) fokus op wat hy as uitings van Joubert se weifelende politieke en ander standpunte in die boek beskou. Hy wys egter ook op terreine waarop sy, volgens hom, kennelik aan insigte gewen het, naamlik waar dit verband hou met die bejaardheidsbelewing en met die besef van die broosheid van die lewe.

In haar resensie in *Rapport* van 26 November 2017 wys Louise Viljoen daarop dat *Spertyd* ’n boek is oor sowel die afsluiting van die lewe as dinge waarvoor die oë in die laaste lewenskof oopgaan. In die laaste hoofstukke van die boek skryf Joubert dat die “seëning van ’n hoë ouderdom dalk ’n nuwe manier van waarneming, ’n verhoogde sensitiwiteit, miskien die oopgaan van ’n nuwe sintuig” is (Joubert 2017: 194). Volgens Viljoen (2017) dui die term “spertyd” op tyd wat verbygaan of op ’n taak wat betyds voltooi moet word. Dit herinner ook aan die Engelse woord “deadline”, wat relevant is vir hierdie boek, aangesien die dood hier die finale lewensperdatum is.

Willie Burger (2018) wys op die feit dat Joubert op 95 baie bewus is van haar eie broosheid en van die verlies wat met oudwording gepaardgaan, maar dat sy steeds moedig aanhou om te lewe en te skrywe.

In sy uitgewerstoespraak by die bekendstelling van *Spertyd* verwys Etienne Bloemhof na die skryfstyl in die boek en na hoe hy die teks deur die normale redigeringsproses wou laat gaan, totdat Elsa Joubert hom tydens die eerste werksessie ferm daarop gewys het dat die stylstruktuur van die boek – met die lang paragrawe, min interpunksie, die aaneenloop van gedagtes, ensovoorts – illustreer "hoe deurmekaar 'n ou mens se gedagtes raak". Volgens hom werk so 'n aanslag uitstekend, omdat "dit beklemtoon hoe interafhanklik, hoe onlosmaaklik hede en verlede is, hoe assosiatief 'n mens se gedagtes is" (Bloemhof 2017).

Die begin van die boek handel oor die vertrek van Elsa Joubert na 'n aftreeoord nadat sy haar man Klaas aan die dood afgestaan het. Ná aanvanklike gevoelens van teenstand by haar, word die bejaardheidsfase 'n tyd van selfkonfrontasie waardeur nuwe perspektiewe vir haar oopgaan. "Die valsheid van my selfregverdiging al die jare val van my af," skryf sy (Joubert 2017: 116).

Chris van der Merwe (2017) beklemtoon in sy bespreking die geleidelike ontwikkeling wat in haar plaasvind: 'n wegkeer van die verlede en 'n aanvaarding van die hede en die toekoms. Volgens hom word die ontwikkeling onder andere deur die eerste paar hoofstuktitels gesuggereer. Die eerste titel lui "Doodloopstrate".

> Ek sê vir my dogter: My lewe is nou 'n doodloopstraat.
>
> My dogter sê vir my: Ma, mens bly nooit in 'n doodloopstraat nie. Jy draai om, ry terug en kry 'n nuwe koers.
>
> Dit klink baie dapper, maar ek is nie meer dapper nie.
>
> (Joubert 2017: 45)

Die volgende hoofstuk heet "Hobbels in die pad", 'n segswyse wat dui op ervaarde struikelblokke – hoewel daar ten minste sprake is van 'n réís wat onderneem word. Hierna volg die hoofstuk getiteld "Kamp opslaan", wat verwys na 'n tuiste wat gevind is, al is dit tydelik van aard.

Van der Merwe (2017) wys daarop dat *Spertyd* as 'n reisboek beskou kan word. Dit handel naamlik oor 'n binnereis – "om die ouderdom as 'n kontinent te verken".

Hoofstuk 9 se titel is "Op pad na 90", en die daaropvolgende hoofstuk heet "Pad uit ellende" – opskrifte wat die reistema benadruk.

Tematiese motiewe of komplekse wat in die boek voorkom, soos onder meer in die verskillende resensies te berde gebring, is:

— die belewenis van 'n aftreeoordgemeenskap (gemiddelde ouderdom van die inwoners: 88 jaar – Joubert 2017: 38);

— herinneringe;
— familieverwantskappe teenoor teenswoordige sorgsaamheid/vriendskappe;
— die liggaamlike belewenis van die hoë ouderdom, met die gepaardgaande verlies- en verganklikheidservaring (liggaamlike agteruitgang);
— die bejaarde se belewing van die taalgebruik van jongmense;
— ’n worsteling met (Afrikaner-) identiteit;
— humor te midde van pynlike belewenisse/situasies;
— lees- en skryfbelewings; en
— spiritualiteit.

## ’n Raamwerk vir die ontleding van die sosiolinguistiese data in *Spertyd*

Word bostaande lysting van die uitstaande temas en motiewe in *Spertyd* afgeweeg teen die voorheen geïdentifiseerde temas wat vir ’n sosiolinguistiese perspektief op taalgebruikspraktyke relevant is (bondig benoem in die linkerkolom hierna), kan die volgende tematiese aspekte van *Spertyd* (regterkolom) as raamwerk dien vir die identifisering van data vir ’n sosiolinguistiese bespreking van die werk:

| Tipiese temas van ’n sosiolinguistiese ondersoek na bejaardheid | Sosiolinguisties relevante temas en motiewe aangaande bejaardheid in *Spertyd* |
|---|---|
| – Onderliggende houding(s) van die breër gemeenskap<br>– Besondere benoemingswyses en beskrywende woorde | Benoemingswyses vir en beskrywings van bejaardes, gebruik deur die breër gemeenskap én deur die bejaardes self |
| – Taalgebruiksregister soos dit in die geïnstitusionaliseerde omgewing na vore kom<br>– Identiteitsvorming deur en van die bejaarde (as individu of groep) | Belewenis van aftreeoord(-gemeenskap); verwysing na die wêreld daarbuite |
| Leefwêreldkenmerke en gespreksonderwerpe | – Herinneringe<br>– Familieverwantskappe teenoor sorgsaamheid/vriendskappe<br>– Liggaamlike belewenis van hoë ouderdom, van verlies, verganklikheid (liggaamlike agteruitgang), siekte<br>– Humorbelewenis in pynlike situasies |

| Tipiese temas van ʼn sosiolinguistiese ondersoek na bejaardheid | Sosiolinguisties relevante temas en motiewe aangaande bejaardheid in *Spertyd* |
|---|---|
| Kenmerkende oortuigings en houdings van bejaardes | – Beoordeling van jongmense se taalgebruik<br>– Worsteling met (Afrikaner-)identiteit<br>– Lees- en skryfbelewenisse |
| Kenmerke van bejaardegerigte taal (versorgerstaal) | Taalgebruik van die verpleërs in die hospitaal en die versorgers in die aftreeoord |
| Nuwe blik op bejaardheid weens die groei van die ouer wordende senior gemeenskap | Nuwe insigte aangaande hoë ouderdom |

Die talige konstrukte en tematiese aspekte in *Spertyd* word dus as data benut vir ʼn analise van die werk in terme van kenmerkende sosiolinguistiese ondersoektemas; laasgenoemde dien dus as raamwerk vir die strukturering van die onderhawige ondersoek.

In die analise word telkens ʼn sosiolinguistiese tema geïdentifiseer wat toegepas word op of toegelig word met relevante voorbeelde uit die boek. Sommige van die voorbeelde sou geldend kon wees vir meer as een kategorie, maar word hier aangewend om slegs een toepaslike kategorie te belig. Betreffende ʼn bepaalde kategorie word verder nie álle moontlike toepaslike datavoorbeelde uit *Spertyd* aangestip nie, meer slegs enkeles ter illustrasie gebruik.

Die syfervermelding by elke datavoorbeeld verwys na die bladsy waarop dit in *Spertyd* verskyn. Slegs waar nodig om begripsverwarring te voorkom, word die voorbeelde tussen aanhalingstekens geplaas.

## Bespreking van die sosiolinguistiese data betreffende bejaardheid in *Spertyd*

### Besondere benoemingswyses en beskrywende woorde

Woorde en uitdrukkings wat in die teks gebruik word om na die bejaardes te verwys, beide deur hulself en deur ander, val in die volgende kategorieë:

#### *Naamwoordelike konstruksies*

ou mense (15); ʼn dowe tannietjie, die mense van gister, die langslewendes, die deursetters, die vasbyters (almal 38); ʼn oorlas (40); die kroon van die skepping,

die juweel van die samelewing – die ou mens (41); versukkelde ou vroutjie (57); bewende kennetjies, grys yl haartjies (57); die ou vroutjies (59); ou man (65); die laaste-skowwers (72); die dinosourusse van ons tyd (101); die wielebrigade (159); skynmense (153); moeilike ou mense (173)

### *Beskrywende woorde en frases*

stokdoof (14); die snaakse bewerige manier waarop al ons woorde gesê word (32); loop met stywerug-treë die gange af (37); dapperder (41); angstigheid (46); verontrus, selfs weerloos teen die weer, vrees die koue winde (aldrie 47); paniekerig (64); vitterig (182)

### *Sintaktiese konstruksie*

ʼn Treffende voorbeeld van hoe die sintaktiese formulering die gedagtestroom van die hoofkarakter illustreer, is die volgende:

> *Daar is iets aan ʼn baie ou man*, met krom skraal skouers en ʼn los keelvel, in sy goeie cashmere cardigan, met die gebreekte aartjies in sy rooierige wangetjies, en die blou oë blink onder die water. Die kaal kop met die paar yl haartjies daaroor gekam. En sy bewerige hande. *Wat ʼn mens laat teer voel*. (32)

Let op hoe die hoofsin onderbreek word deur ʼn aantal sinsfrases, voordat dit ten slotte voltooi word (betrokke hoofsinsdele deur die hoofstukouteur gekursiveer).

## Die gereflekteerde houding van die gemeenskap teenoor die inwoners van die aftreeoord

Die hoofkarakter in *Spertyd* ervaar oorwegend ʼn positiewe, versorgende gesindheid vanaf die kant van die personeel in die aftreeoord, sowel as in die hospitaal. Die sjef help haar tot by die ingang van die gebou met ʼn “Rustig nou, mevrou” (59). Die haarkapper word ʼn vriendin (59). Die bestuurder van die oord help sleutels soek en troos met “Mevrou, jy is nie die eerste een wat sleutels verloor nie, ook nie die laaste een nie” (64). Oor die verpleegsters skryf die hoofkarakter: “Hierdie vrouens is soos ʼn beskermende net om ons ... Ons kan nie funksioneer sonder hulle nie.” (161)

*Voorbeelde van die bejaardegerigte taalgebruik/versorgerstaal ("elderspeak")*

Teenoor die positiewe belewing van die versorgende houding van die breër gemeenskap, ervaar die hoofkarakter dit negatief wanneer die assistent by die skanderingsmasjien haar oor die voorkop streel en sê: "Jy was baie soet." Die verteller vererg haar hieroor, maar sê niks. (184)

Die hoofkarakter stel dit duidelik dat sy meen hulle as bejaardes het hulself in die lewe bewys, wanneer sy by haarself dink:

> [O]ns het geboortes en operasies en vervangings en sterftes oorleef, ons het ons ouers versorg en begrawe, ons het kinders grootgemaak, 'n eggenoot begrawe, ons is nie te bejammer nie. (39)

*Die rol van kinders in die bejaarde se lewe*

Die verteller skryf in hierdie verband soos volg:

> Hier by ons speel kinders 'n baie groot rol [...]. Maar "my seun" en "my dogter" en vir die begenadigdes "my seuns" en "my dogters" is towerwoorde. (34)

En:

> My seun sê ek moet .... Of my dogter: "Ma, ons moet vir ma nog wintergoed bykry." Dis woorde waarmee in die gange gesmous word en wat [...] 'n gevoel van versorging en geborgenheid gee. (34)

Die hoofkarakter is bewus van hoe haar kinders haar in ag neem in hul beplanning, byvoorbeeld wanneer hulle haar saamneem en in groot liefde planne maak oor watter gesinslid stadig met Ma kan aanloop sodat die ander die motor kan parkeer (65). Verder is die versorgersrol van ouer teenoor kind nou omgekeerd, en word besluite namens haar geneem. Joubert formuleer dié omkering van rolle soos volg:

> Die mantel van sorgsaamheid wat deel van ouerskap was, het nou stadig en sag oor die kinders se skouers gaan lê. (65)

Terselfdertyd weet sy dat hulle in die aftreeoord bly om nie vir hul families tot 'n oorlas te wees nie (40).

### *Data oor die plek van kleinkinders in die bejaarde se lewe*

Die hoofkarakter is pynlik bewus van die gaping tussen haar generasie en dié van haar kleinkinders, maar is ook dankbaar vir hulle hulpvaardigheid met nuwe dinge, veral wat betref die tegnologie. Sy verwoord hierdie bewustheid soos volg:

> Ek wil bybly in die kleinkinders se wêreld, maar die gaping word al hoe groter, dis nie meer die oumas wat moet help nie, dis die kleinkinders wat die oumas moet help met al die nuwe dinge wat ons nie ken nie. Hulle word groot en sterk, ons word oud en klein. (20)

## Taalgebruiksregister in die geïnstitusionaliseerde omgewing soos dit in *Spertyd* na vore kom

Joubert verwys in *Spertyd* na die aftreeoord as die plek waarheen hulle gekom het om die *oorstappaadjie* (40) ’n bietjie gemakliker te maak. Sy verwys ook na die lewe buite die hoofstroom en skryf op bladsy 153 (kursivering deur hoofstukouteur):

> Neëntig is opeens ’n vreeslike grens om oor te gesteek het. Nou is jy finaal uit die lewe, nou word grepies jou gegun, maar die werklike lewe is elders. [...] En ons in die gebou is *skynmense*.

Die gebruik van *verkleinwoorde* om na die lewe in die oord te verwys, dra by tot die relativering van hierdie lewenswyse tot ’n lewe buite die hoofstroom. Daar word byvoorbeeld verwys na “die klein dramatjies van nou – ons geriefies in ons woonstelle, soos meublementjies, en soos plante of blomme, en die kos in die eetkamer en die opstuur-aandetes” (71).

Die gebruik van verkleinwoorde dra verder by tot die skets van die broosheid van hierdie lewensfase, soos in die volgende fragment, waarin die verwagte skuifelgang van ’n bejaarde in die beperkte ruimte wat hulle woonplek geword het, beskryf word:

> ’n [M]ens verwag hom om treetjie vir treetjie uit te kom en die gang oor te steek na die balkonnetjie. (25)

Verdere voorbeelde van verkleinwoordgebruik in hierdie verband, is die volgende: die voorste tweetjies (25); die seremonietjie (verwysend na ’n gedenkdiens) (26); onbenulligheidjies (182).

## Benutting van ouer taalvorme as kenmerkend van bejaardheid

Uit die aard van die saak is dit moeilik om te bepaal wat as ouer taalvorme geklassifiseer kan word, veral in hierdie geval, waar dit om gebruiksvoorbeelde gaan wat uit ’n geskrewe teks (met ’n strategies beherende outeur) gehaal word. Geskrewe teks is eerstens gewoonlik meer formeel as spreektaal, en daarom kan meer formele vorme in elk geval daarin verwag word. Ten spyte van die bewustheid dat die herkenning van ouer vorme op subjektiewe oordeel neerkom, is met die oog op die doeleindes van die onderhawige ondersoek ’n lys items (woorde en segswyses) uit *Spertyd* geselekteer wat nie meer algemeen in omgangstaal voorkom nie en moontlik nie algemeen onder die jeug bekend is nie. Hierdie lys “ouer taalvorme” behels die volgende:

> Pêrel (spelwyse van die Bolandse dorp, Paarl) (9,10);
>
> Vier lotte draers (11);
>
> ballasmandjie, anghoerie (speletjie uit Joubert se kinderdae) (20);
>
> jersie (22);
>
> op ’n kiertjie oop (27);
>
> baaikep (28);
>
> Dan’s jy in die pekel (32);
>
> ingelsman (33);
>
> opslagsomer (37);
>
> gatjieponders (39);
>
> prille jeug (44) (hoewel dit as ’n vaste uitdrukking bekend is, speel die skrywer met die woord *pril*);
>
> Heelmiddag al is ek *verontrus* (47);
>
> tandeglasies (49);
>
> kiekie (116).

Verder gebruik Joubert ook die vroulike uitgangsvorme by persoonsname, hoewel dit die hedendaagse neiging is om eerder die ongemerkte vorme te gebruik. Voorbeelde is die volgende: werksters, kamerwerksters, eetkamerwerksters (aldrie 25); haarkapster (59).

## Temas kenmerkend van die leefwêreld van bejaardes in 'n aftreeoord

Die verteller in *Spertyd* verwys na al die praatjies wat in die oord aangebied word, en is nie noodwendig beïndruk met die onderwerpskeuses nie. Sy skryf soos volg daaroor:

> Maar ten spyte van ons gemeenskaplike bestemming is die onderwerp van die hiernamaals taboe wat betref praatjies wat vir ons aangebied word. Praatjies oor beleggings, oor dieet, oor stokperdjies of oor Aanpassing – baie belangrik vir die oudag, Aanpassing – word soms in die eetsaal gehou, gewoonlik met baie klein opkomste. Ons het nie hiernatoe gekom vir praatjies nie, het ons? En die beleggings is sekerlik afgehandel. En ons dowe ore hoor niks wanneer die sprekers so binnensmonds praat nie. (40)

Opvallende motiewe aangaande die aftreeoord-lewenstoestand wat in *Spertyd* na vore kom, is die volgende: vriendskapsverhoudings, herinneringe, dienste en samekomste, toenemende inperking, die veranderende wêreld.

### *Vriendskapsverhoudings*

Die hoofkarakter dui aan dat, anders as haar verwagting, dit moeilik is om nuwe vriende in 'n aftreeoord te maak.

> Teen die tyd wat die mense hulle hier kom by ons plek aanmeld, is hulle lewens al agter hulle [...]. Hulle kom nie verder lewe nie, hulle kom afwen. [...] Tot ruste kom. (36)

> En stadig, versigtig jou voelers uitsteek na 'n ander een, wat alleen op die stoepie op die vierde vloer sit, net sit, hande op die skoot gevou. (36)

> Die stories waarna 'n mens maar moet luister: hulle kleinkinders se stories of hulle groot kinders se voortreflikhede. [...] Hemel, na elke ou storietjies wat ek oor 'n kleinkind vertel, moet ek na ses of sewe ander s'n luister. [...] Maar as ek van myne wil vertel, moet ek ook bereid wees om te luister. (34)

> [S]mag die mens daarna om te vertel, is dit die vriendskap, om te luister? Bring dit 'n bietjie verligting, hier in die nuwe tuiste, hier by soveel vreemde mense met wie julle nou opeens saamwoon? (38)

## *Herinneringe*

Die belangrike rol wat herinneringe in die inwoners se bewussyn speel, word weergegee deur die groot aantal voorbeelde wat die boek deurspek. Die verteller vind in haar herinneringe byna 'n kuur teen die voortdurende angsbelewenis: "Al pad wat met die minimum angs aangepak kan word, is die pad na die verlede." (9)

> Verder verwoord sy die geleef in die verlede soos volg:
>
> Ek stel dit so vir my voor: daar is 'n dun skilletjie om ons brein wat ons gewoonweg in die hede anker. Maar soos 'n mens oud word, kom daar skeurtjies in die skil, soos 'n ou laken skif. Dan stroom die verlede, ontydig of nie, daardeur. (30)

Op bladsy 174 skryf Joubert: "Ons ou mense is die mense van gister. Daarom delf ons in die verlede [...]."

Die voorbeelde van herinneringe is talryk in *Spertyd.* Daar word volstaan met die weergawe van die volgende twee gevalle:

> Ek hoor my bal op die sypaadjies hop, ek hoor die wiele van my pa se motor verstadig, die geluid van die bande teen die los gruis sagter word en dan weer krag kry soos my pa die draai vat, die inrit op. Ek raap my bal op en hardloop om die garagedeur vir hom oop te maak [...]. (19)
>
> Ons hou in die Strand vakansie in 'n huis wat my pa gehuur het. (27)

Die belewenisse kom eg oor, asof die verteller na die verlede verskuif voel – die beelde van gebeure in haar geestesoog so helder, asof dit weer voor haar afspeel. Die verteller maak in hierdie verband die opmerking dat hulle eendag 'n kamera moet ontwerp om ou mense se geheues mee af te neem (19).

## *Samekomste*

Samekomste speel 'n belangrike rol in die byeenbring van die inwoners in die oord. Die verteller beskryf gevalle hiervan soos volg:

> Diens, of "wake" waarvoor hulle vandag so lief is. 'n Klein samekoms in ons eetkamer. Daar's nie altyd 'n dominee nie maar dikwels net 'n ouer man wat uit die Bybel lees of iets stigteliks sê. Of hulle die mens goed geken het of nie al die inwoners gaan gewoonlik na die diens,

> want dis iets om te doen, en die kombuis maak toebroodjies en skons en koekies, wat ’n verandering is. (25)
>
> ’n [B]ymekaarkom in die eetkamer van die plek, eerder as na ’n kerkdiens – wie is nog sterk en ondernemend genoeg om êrens na ’n kerkdiens te gaan? (26)

### *Toenemende inperking van lewensruimte*

Om onafhanklik met ’n motor te ry, of te reis, is een van die eerste aspekte waarvan die bejaarde afsien:

> Self bestuur, ’n eie motor, is ’n herinnering wat al lank agter die kim weggesak het. En die siddering, die vibrasie wat die vliegtuig in die versnellingsrat op jou ganse gebeente afstuur, is nie meer vir my nie. My laaste rit van Johannesburg na Kaapstad het ek heelpad staande oorleef. (9)
>
> Selfs die wat nog hulle motors het, is skrikkerig om te ry. (26)

Aanvanklik woon die verteller nog konserte in die stadsaal by, maar sê later: “[O]ns sien nie meer kans nie.” (49)

Sy het nog gereeld haar hare laat doen by haar eie haarkapper, maar uiteindelik moet sy ingee:

> Nou is daar nie meer ’n keuse nie, ek moet my skaar by die vroutjies in die haarsalon in ons gebou. So is die lewe. (59)

Sy het nog graag gaan stap, in De Waalpark, totdat sy ’n hou oor die kop gekry het, platgestamp en beroof is. Mettertyd beperk sy haar wandeling tot die tuin van die oord. Na haar heupvervanging stap sy slegs met die hulp van die wielraamwerk, wat ook ’n sitplekkie het waarop sy kan rus. Sy doop die “vierwielkontrepsie” (159) StomJapie en word so deel van die “wielebrigade” (159).

### *Die veranderende wêreld*

Die aftreeoordinwoners uitgebeeld in *Spertyd* is deeglik bewus van hoe vinnig die wêreld om hulle verander en hoe moeilik dit is om daarby aan te pas. Die verteller verwoord dit onder meer  soos volg:

> Ons praat oor [...] hoe ons die vinnig voortskuiwende wêreld moet probeer aanvaar, oor hoe ons skaars kan byhou. (24)

> Miskien het die elektroniese knoppies en paniekknoppies en diefalarms en tuinhek-interkoms ons net ’n bietjie te deurmekaar gemaak. (40)

Die hoofkarakter is in die hospitaal en begryp nie waarom sy die enigste pasiënt is wat lees nie. Wanneer sy met ’n dokter hieroor praat, haal hy sy selfoon uit en wys vir haar dat hy dáárop lees. “Ek weet nie wanneer laas ek ’n papierboek gelees het nie,” sê hy. “Kyk, ek lees meer op my selfoon as wat ek ooit gelees het, elke ou tydjie wat ek kry, selfs by stopstrate” (149). ’n Papierboek en papierkoerant is vir die hoofkarakter nuwe begrippe.

Die verteller ervaar die besef van ’n veranderende wêreld as ’n duidelike boodskap: “Jou tyd is verby.” (182)

Haar jongste uitdaging is die hantering van die tandepastabuisie en ander plastiekartikels.

> Ek kan die doppie afskroef, maar een hand is nie meer sterk genoeg om die pasta uit te druk nie. Nou moet ek die buisie neersit en albei hande gebruik. Dis lastig. (182)
>
> Die alomteenwoordige opponent, veggenoot en uitdager is plastiek. Alles, selfs die kleinste lekkertjies, is toegedraai in plastiek. [...] Dit kos ure se gevroetel om ’n stukkie los te kry. (182)

Sy beleef die wêreld buite die aftreeoord as iets wat in opposisie tot haar eie staan, wat uitdaag en as ’t ware in stryd met die bejaarde verkeer:

> Alle onbenulligheidjies word ingespan teen hulle. ’n Tjekboek, die verskansing van die ou mens wat nie meer bank toe kan gaan nie, is nou nutteloos. (182)

## Uitbeelding van die liggaamlike belewenis van hoë ouderdom: verlies, verganklikheid, siekte

Weens die aard van wat in *Spertyd* uitgebeeld word, is daar noodwendig deurlopend verwysings na fisiese belewenisse van ouderdomsverwante toestande. Die aftreeoord waarin die verteller haar bevind, is regoor die hospitaal geleë en die inwoners word voortdurend oor die pad na die hospitaal geneem vir noodsaaklike behandeling en toetse. Enkele voorbeelde van tipiese belewenisse wat verwoord word, is:

> Draaikop met vertigo (51);
> heupvervangings (55);
> Woorde wat wegraak, is traumaties. Gelukkig gebeur dit met almal (64);
> Gedagtes wat verlore raak, is 'n groter probleem (64);
> Dronk in die kop, droog in die ore, swak in die oë, kruppel in die bene, kom jy swaarder êrens, en jy moet by motors in- en uitgehelp word (65).

Teenoor die intense liggaamlike belewenis van die stygende ouderdom, ontwikkel daar by die hoofkarakter ook 'n verwondering oor die liggaam as interessante stuk "masjinerie" (176). "My verwondering kry nie end nie – drie-en-neëntig jaar aan die werk!" skryf sy hieromtrent (179).

## Oortuigings en houdings kenmerkend van bejaardes

Data uit *Spertyd* in hierdie verband weerspieël die hoofkarakter, as bejaarde, se sienings aangaande i) die jeug se taalgebruik en dié se houdings oor geld en lees, en ii) aangaande eie identiteit.

### *Sienings aangaande die jeug*

Wat jongmense se taalgebruik betref, sê die verteller: "Na elke samekoms van die drie geslagte voel dit vir my of woorde hulle betekenis of funksie aan die verloor is." (19)

Sy verwys byvoorbeeld na die kinders se gebruik van woorde soos "nice", "cool", "awesome", "stunning", "amazing" en "huge" (19). Sy vra haar af of jong kinders nog skakerings van dinge of gebeurtenisse kan aanvoel en of hulle woorde daarvoor ken. Teen die verlies van woorde omdat dit nie gebruik word nie, waarsku sy (18, 19).

Wat jongmense se waardering van geld betref, erken sy:

> Alle ou mense dink dat kinders nie die waarde van geld ken nie, oor kinders te spandabelrig is, oor hulle te veel in restaurante eet, oor die kleinkinders bederf word en almal die nuutste selfone moet hê wat in die mode is, wat dit ook al mag kos. (23)

Haar passie om mense te oorreed om te lees kom ook in die teks na vore:

> Nou wil ek deurgaans net smeek: Lees ’n boek, enige boek, oor iets wat tot jou spreek, gee die boek ’n kans. (150)

### *Aangaande die identiteit van die bejaarde*

Die verteller worstel met haar eie persoonlikheid en onthou hoe haar pa haar gemaan het om die middeweg te volg. Sy konfronteer haarself met ’n pynlike eerlikheid deur te vra of dit werklik haar broer was wat in hulle onderlinge verhouding alewig wou baklei:

> Miskien het ek hom uitgelok en uitgedaag. Die valsheid van selfregverdiging al die jare val van my af. (116)

Met dieselfde eerlikheid bevraagteken sy haar Afrikaneridentiteit en vra haar byvoorbeeld af:

> Hoe sterk ’n rol speel die missies-en-huishulp-verhouding in die skepping van ’n identiteit: Dat ek slegs my identiteit kry in my rol as oorheerser oor ’n oorheerste? (125)

Oor Afrikaans se afgeskaalde plek vandag dink sy na:

> Dalk moet ons aanvaar [...]. En dat alle tale onder bedreiging is van ’n wêreldtaal. Kompertaal. En ons daarby berus. (125)

Sy kom oor sulke dinge tot die volgende slotsom: “Bewerk die klein erfie wat jou toebedeel is, en alles sal daarmee saamkom.” (128)

## Belewing van humor te midde van die pynlike verouderingsproses

Voorheen is verwys na wat Coupland (2009: 858) “painful self-disclosure” by bejaardes noem, en wat vertaal kan word as pynlike selfblootstelling as gevolg van siekte en fisiese agteruitgang. Coupland verwys in hierdie verband na ervarings wat “painful but humorous” gehanteer word. In *Spertyd* kom voorbeelde voor van sulke humoristiese hantering van pynlike situasies. Enkele aanhalings ter illustrasie:

> a. “Hy neem my na ’n dokter toe wat my kop manipuleer, die dae wat my marbles so verstoor is en my kop so dronk is dat ek nie kan staan of loop nie.” (32)

b. "'n Eetkamermeisie wat die tafels afdek verkondig aan ons: 'Julle moes julle ouers baie goed opgepas het, ek ken my Bybel, dit staan in die Tien Gebooie: Eer jou vader en jou moeder dat jou dae verleng kan word op die aarde. Ek ken my Bybel, dit staan in die Tien Gebooie.' Dis nou weer 'n nuwe benadering." (39)

c. Met verwysing na die tonnel vir 'n MRI-skandering: "[D]ie deur staan oop sodat jy kan inkyk na die wit gevaarte wat soos 'n yslike blink, wit kanon se loop daar op die hok gehou word, waarin jy moet kruip, wat my laat dink aan die kanon in Pagel se sirkus waaruit die nar geskiet word. Of liewer, jy moet plat op jou rug lê en dan word jy in die tonnel ingekatrol." (42)

d. Joubert gee 'n breedvoerige beskrywing van die vier neëntigjariges wat besluit om saam te eet in die eetsaal van die aftreeoord en van die reëlings wat dit voorafgegaan het (167–171). Twee van die vier is vriendinne van buite die oord wat vir die geleentheid genooi word. Sy lui die beskrywing soos volg in: "Reeds van meet af aan was die beplanning geen maklike taak nie: Eers op 'n datum besluit. Ons is besige mense."

As besonderhede van laasgenoemde gebeurtenis (die saametery) sluit Joubert die volgende by haar beskrywing in: die beplanning rondom die sjerrie wat voor die ete geniet word; probleme by aankoms omdat die aftreeoordhek telkens outomaties toegaan; die sterk wind wat die besoekende bejaardes gryp toe hulle uit die motor klim; die langsteelpotplant in die hande van Kitty wat deur dié wind "geskep" word; die moeite wat die bejaardes later tydens die ete ervaar om die ertjies met die vurk op die bord vasgekeer te kry; die gesukkel om na afloop van die besoek weer by die hek uit te ry. Dan sluit sy dié vertelling soos volg af:

> "Mevrou" hoor ek van Ontvangs, "die plant." Twee van die groot pienk blomgesigte kyk op na my, die derde se steel is deur die wind geknak, dit hang teen 'n akute hoek grond toe, 'n klein, skerp bitterheid in die stengel. Jammer, Blom, dit gebeur maar, ons knak self hier in Berghof. Dankbaar vir StomJapie wat die plant op sy boesem ontvang. Ek werp my neer op my bed. Klaar. Vir laas het ek ONTHAAL. (171)

## Nuwe insigte wat saam met die hoë ouderdom kom

Die verteller in *Spertyd* bereik 'n diepe insig in hoe hierdie laatlewensfase benader of hanteer kan word, wat insluit hoe om haarself sinvol besig te hou, haar angs te beheer, haar mede-inwoners te aanvaar, om waardering te ontwikkel vir die sorg wat ander bied en om 'n breër kyk op sake te behou. Aangaande laasgenoemde lees ons byvoorbeeld hoe sy te midde van al die aanpassings en uitdagings op fisiese en geestelike vlak op die hoogte bly van wat in die lewe aangaan deur koerante te lees en nuus te luister (Joubert 2017: 97).

Haar intellektuele skerpsinnigheid blyk uit haar spel met woorde: sy ondersoek die herkoms van die woord *pril*. Iemand kan pril. Sy kom op interessante maniere af van hoe jy 'n baie jong kind kan pril, met ander woorde grondeer (Joubert 2017: 44).

Die beeldspel in die volgende voorbeeld toon sowel haar skerpsinnigheid as haar insig in die rol wat boeke in haar lewe speel:

> Wanneer die angs haar oorval, is al toevlug 'n boek. Om mee tot verhaal te kom. (48)

Sy ontdek dat sy diegene wat sy vroeër as ou vroutjies beskou het, nie meer raaksien nie. In hulle plek sien sy mooi, regop, aangename vroue. Sy vra haarself af:

> Het hulle verander, of het ek soos hulle geword en lyk hulle nie meer so anders nie? (59)

Wat die behoefte aan sorg en hulp betref, kom sy ook tot 'n belangrike insig (luidens verwoordings op verskillende plekke in die boek):

> Jy moet leer toegee, met grasie, om gehelp te word. (65)
>
> Wat vir my die simbool van hierdie siekekamer word, is 'n uitgestrekte hand. (205)
>
> En hoeveel uitgestrekte hande het ek nie al misgekyk nie? (206)

Sy besef dat die tragiese verlies van man, huis, tuin, hele lewe, ook die storie van elkeen in die oord is (71). Sy leer om waardering te kry vir die hulpmiddels teen die liggaamlike verswakking: gehoorapparate word haar oorvriendjies (66) en haar loopraam word 'n goeie vriend, genaamd StomJapie (159).

Sy erken hoe moeilik die aanpassings is, maar besef ook dat aanpassing met die verloop van die lewe gepaardgaan:

> Soms is dit moeilik om te besef jy staan nie meer in die hoofstroom nie.
> Jy het jou kans gehad. Dis verby. Maar ek het dit beleef. Dis goed so. (65)

Op ’n dieper vlak besef sy wat ’n geseënde lewe is. Haar beroep as skrywer bring vir haar baie voordele (136). Uit haar verbintenis met haar oorlede eggenoot, Klaas Steytler, het al die pragtige mense wat hul nageslag vorm, voortgekom (142). Watter troos, dink sy (144), is dié jongmense met hulle nuwe idees en belangstellings nie vir die bejaardes nie?

> Sy verkry ’n dieper insig in religieuse belewenisse – in die Binnestilte wat dit bied.
>
> Net ’n flentertjie van die belewenis van die Krag maak alles vir jou anders. Die natuur is so skoon dat dit seermaak, mense en menseverhoudings word anders, jou gemoed is anders. Alles is soos dit moet wees. Dit bestaan en dis genoeg. (194)

## Ten slotte

Soos hierbo blyk, is die onderhawige ondersoek deur die volgende rigtinggewende vraag gerig: Werp die opvallende tematiese aspekte van en die taalgebruik in *Spertyd* meer lig op houdings en gesindhede teenoor die bejaardes in die Suid-Afrikaanse samelewing, dit wil sê op die ervaringswêreld van die mense in hierdie ouderdomsgroep, asook op hulle eie sienings van die hedendaagse samelewing – selfs op die kenmerkende taalgebruik deur en teenoor hulle?

Wat die leefwêreld van die bejaarde betref, is dit duidelik dat hierdie lewensfase gekenmerk word deur moeilike aanpassings, op sowel liggaamlike en psigiese vlakke. Fisieke agteruitgang, die belewenis van angs, die ervaring van broosheid, die sosiale aanpassing wat dit verg as jy nie meer deel van die hoofstroom kan wees nie, sowel as die gevolglike bevinding in ’n geleidelik inperkende leefwêreld, word geskets. Aspekte wat te midde van dit alles troos bied, blyk die teenwoordigheid van kinders en kleinkinders te wees, sowel as die belewenis van herinneringe.

Wat houdings en gesindhede jeens bejaardes betref, val die fokus in *Spertyd* op die versorging wat gebied word. Slegs een voorbeeld van ’n negatiewe ervaring van versorgerstaal kom voor in die boek, sodat die hantering van bejaardes in ’n oorwegend positiewe lig geteken staan.

’n Ryke oes aan naamwoordelike uitdrukkings sowel as beskrywings wat bejaardheid teken, kom in die boek voor. Baie van sodanige woorde word egter in die monde van bejaardes self geplaas, naamlik in verwysing na hulself sowel as hul ouderdomsgenote.

Talle voorbeelde van woorde en uitdrukkings wat as ouer uitdrukkingsvorme beskou kan word, kom voor.

Kenmerkende houdings van bejaardes teenoor die jeug en die veranderende wêreld duik ook op in *Spertyd*. Daarby gee politieke veranderings in Suid-Afrika aanleiding tot besinning oor presies wat en hoe die identiteit van die verteller gevorm is. Die insigte en wysheid wat die hoë ouderdom konvensioneel teweegbring, staan in verband met die aanvaarding van die verloop van die lewe, maar ook met 'n verworwe sin vir verwondering en waardering.

Wat in *Spertyd* beïndruk, is die hoë vlak van intellektuele en kreatiewe funksionering by die skrywer/verteller. Dit sluit aan by die vermelde gedagte wat Coulmas (1998) geopper het aangaande 'n nuwe blik op die mees senior groep in die samelewing. *Spertyd* bevestig dus dat hierdie samelewingsgroep (en hul taalgebruik) genoegsame gronde bied vir nuwe wetenskaplike navorsing om die sosiolinguistiese beskrywing van hierdie groep uit te bou.

Dit is so dat die data in hierdie sosiolinguistiese studie uit 'n teks kom wat wesenlik 'n enkele persoon se belewenis van die bejaardheidsfase weergee. Dit is daarom nie sinvol om gevolgtrekkings hieruit veralgemenend aan te wend nie. Die ondersoek bied wel bevindings en 'n ondersoeksraamwerk wat as basis kan dien vir empiriese ondersoeke. Die gebruik van toepaslike vraelyste asook die benutting van fokusgroepgesprekke met bejaardes in aftreeoorde sal verdere data kan voorsien, wat meer lig op die ondersoekterrein kan werp.

*Universiteit van die Vrystaat*

❖

# Bronnelys


Bloemhof, E. Bekendstellingstoespraak: *Spertyd* (Elsa Joubert), 21 November 2017. *Litnet*. https://www.litnet.co.za/spertyd-deur-elsa-joubert-bekendstellingstoespraak-van-die-uitgewer/ [10 Mei 2018].

Burger, W. 2018. (Resensie van) *Spertyd* (Elsa Joubert). *Vrouekeur*. https://www.vrouekeur.co.za/nuus-vermaak/kies-n-boek-elsa-joubert-spertyd/ [10 Mei 2018].

Carstens, W.A.M. 1997. *Afrikaanse tekslinguistiek: 'n inleiding*. Pretoria: Van Schaik.

Coulmas, F. (ed.) 1998. *The Handbook of Sociolinguistics*. Oxford: Blackwell Publishers. https://doi.org/10.1111/b.9780631211938.1998.x

Coulmas. F. 2005. *Sociolinguistics. The Study of Speakers' Choices*. Cambridge: Cambridge University Press. https://doi.org/10.1017/CBO9780511815522

Coupland, J. 2009. Discourse, identity and change in mid-to-late life: interdisciplinary perspectives on language and aging. *Aging and Society,* 29:849-861. https://doi.org/10.1017/S0144686X09008800

De Beaugrande, R. 1993. Discourse analysis and literary theory: closing the gap. *Journal of Advanced Composition,* 13(2):423‑448.

De Beer, R. 2010. Talige konstrukte wat die sosiale funksies van mag en identiteit weergee –'n sosiolinguistiese studie. Ongepubliseerde magisterverhandeling. Bloemfontein: Universiteit van die Vrystaat.

Fowler, R. 1986. *Linguistic Criticism*. Oxford: Oxford University Press.

Giles, H. & Beebe, L.M. 1984. Speech-accommodation theories: a discussion in terms of second language acquisition. *International Journal of the Sociology of Language,* 46(1):5‑32. https://doi.org/10.1515/ijsl.1984.46.5

Giles, H. & Coupland, N. 1991. *Mapping Social Psychology. Language: Contexts and Consequences.* Belmont, CA, US: Thomson Brooks/Cole Publishing Co.

Hambidge, J. 2017. (Resensie van) Elsa Joubert – *Spertyd. Woorde wat weeg.* joanhambidge.blogspot.com/.../resensie-elsa-joubert-spertyd-2017 [10 Mei 2018].

Harrison, C. 2017. *Cognitive Grammar in Contemporary Fiction*. Amsterdam: John Benjamins. https://doi.org/10.1075/lal.26

Joubert, E. 2005. *'n Wonderlike geweld*. Kaapstad: Tafelberg.

Joubert, E. 2009. *Reisiger*. Kaapstad: Tafelberg.

Joubert, E. 2017. *Spertyd*. Kaapstad: Tafelberg.

Kristiansen, T. 2003. The youth and the gatekeepers: reproduction and change in language norm and variation. In Androutsopoulos, J.K. & Georgakopoulou, A. 2003. *Discourse Constructions of Youth Identities*. Amsterdam: J. Benjamins, pp. 279‑302. https://doi.org/10.1075/pbns.110.15kri

Labov, W. 1972. *Sociolinguistic Patterns*. Pennsylvania: Philadelphia University Press.

Lemmer L. 2017. Elsa Joubert as Afrikaanspratende Nie-Afrikaner. *PRAAG*. http://praag.co.za/?s= spertyd [10 Mei 2018].

Louw, Anna M. 1975. *Kroniek van Perdepoort*. Kaapstad: Tafelberg. https://doi.org/10.4102/koers.v41i3/4.1239

Myburg, J. 2018. (Resensie van) *Spertyd* (Elsa Joubert). *Maroela Media*. https://maroelamedia.co.za/afrikaans/boeke/boek-van-die-maand-spertyd-deur-elsa-joubert/ [10 Mei 2018].

Ortman, J.M., Velkoff, V.A. & Hog, H. 2014. An Aging Nation: The Older Population in the United States. Population Estimates and Projections. Current Population Reports. *US Census Bureau*. http://bowchair.com/uploads/9/8/4/9/98495722/agingcensus.pdf [26 Augustus 2018].

Raidt, E. 1989. Ontwikkeling van Vroeë Afrikaans. In Botha, T.J.R. (hoofred.). *Inleiding tot die Afrikaanse Taalkunde***.** Pretoria: Academica, pp. 96-126.

Simpson, P. 1993. *Language, Ideology and Point of View*. London: Routledge. https://doi.org/10.4324/9780203312612

Steyn, J.C. 2010. Afrikanerskap en taal by 'n paar Afrikaanse skrywers en ander intellektuele in die 1890's. *LitNet Akademies,* 7(2):165–192. https://www.litnet.co.za/afrikanerskap-en-taal-by-n-paar-afrikaanse-skrywers-en-ander/ [18 Julie 2018].

Steyn, J. & Duvenhage, A. 2011. Taalverskuiwing en taalhandhawing in die Afrikaner gemeenskap: tendense en toekomsperspektiewe. *Litnet Akademies*: *Joernaal vir die Geesteswetenskappe, Natuurwetenskappe, Regte en Godsdiens-wetenskappe*, 8:196–242. https://www.litnet.co.za/taalverskuiwing-en-taalhandhawing-in-die-afrikaanse-gemeenskap-tendense-en/ [18 Julie 2018].

Steyn, J.C. 2014. Nederlandstaliges se bydraes tot die behoud en erkenning van Afrikaans 1870-1920. *Tydskrif vir Geesteswetenskappe,* 54(3):425–445.

Steyn, J.C. 2014a. "Kultuur en krisis" vandag. *Stilet: Tydskrif van die Afrikaanse Letterkundevereniging*, 26:74–93.

Steyn, J.C. 2014b. *"Ons gaan 'n Taal maak". Afrikaans sedert die* Patriot*-jare*. Pretoria: Kraal Uitgewers.

Steyn, J.C. 2016. N.P. van Wyk Louw se opvattings oor taalbewegings en die behoud van Afrikaans. *Tydskrif vir Geesteswetenskappe*, 56(2-1):335–354. https://doi.org/10.17159/2224-7912/2016/v56n2-1a4

Steyn, J.C. 2017. Die laaste projek van die "Hollandse taalbeweging in Suid-Afrika": Die Vereenvoudigde Hollandse Spelling. *Tydskrif vir Geesteswetenskappe,* 57(2-1):233–248.

Thomas, L. & Wareing, S. 2000. *Language, Society and Power*. London: Routledge. https://doi.org/10.4324/9780203426968

Tabouret-Keller, A. 1998. Language and identity. In Coulmas, F. 1998:315-326.

Van der Merwe, C. 2017. (Resensie van) *Spertyd* (Elsa Joubert). *Litnet*. https://www.litnet.co.za/spertyd-deur-elsa-joubert-n-resensie/ [10 Mei 2018].

Viljoen, L. 2017. (Resensie van) Elsa Joubert – Spertyd. *Rapport*. https://www.academia.edu/35461030/Resensie_Elsa_Joubert_-Spertyd_2017/ [10 Mei 2018].

# Tussenspel 4

## Die emeritus en die gespreksgroep

'n Kortverhaal deur Hans du Plessis

> Henley-on-klip
> stasienaam by Vereeniging:
> oerengelse samestelling -
> op Afrikaanse klipbodem.
> Uit: J.C. Steyn. *Die grammatika van liefhê*

Iewers anderkant die heining, dofweg, hoor hy kleintjies baljaar.

Die ouman staan swaar op. Met sy twee hande weerskante op sy lae rug kyk hy by die kamertjie se venster uit. Hoe is dit dan alweer bewolk? Die gangdeur agter hom is, in ooreenstemming met die ouetehuis se reëls, toe; as 'n inwoner se deur toe is, beteken dit dat hy of sy besig is en nie gesteur mag word nie. Nie dat die emeritusteoloog, drie deure die gang af, háár ooit daaraan steur nie. Kuier asof die dood in die gang wag. Kom sit en mors 'n mens se bietjie tyd. Anders as die emerituspedagoog, wat ten minste in die binnehof sit en loer op 'n deur om oop te gaan.

Soos elke middag kwart oor vier staan emeritusprofessor Bert Hansen met sy hande agter sy rug en staar by die venster uit, vas teen die grys betonmuur.

Die kinders wou nie hoor toe hy probeer verduidelik dat hy nie nou al reg is vir die spul oumense nie.

Soos elke middag, net voordat hy die rekenaar afskakel, staan hy eers 'n rukkie met sy rug na die skerm gedraai, al is daar buite niks te siene nie. Hy sal net

voordat hy die rekenaar afskakel, seker maak of daar nie dalk vir hom 'n belangrike e-posboodskap gekom het nie. 'n Mens weet nooit.

Hy draai terug skerm toe. Vanmiddag is die e-posbus leeg. Daar is al 'n week lank niks. Laas Woensdag was daar darem die e-pos van die mediese skema wat sê hulle het sy jongste eis ontvang. Geen uitnodiging êrens heen nie. Asof hy niks meer het om te sê of hoor nie.

Kwart oor vier is gewoonlik die tyd om sy rekenaar af te skakel, die radio aan te skakel en met 'n groeiende gevoel van melankolie daarna te luister, tot ná die sesuurnuus en die weervoorspelling. Tien oor ses sit hy dan die televisie aan, kyk tot die seweuurnuus toe, voordat hy in die bed klim om na die tweede niksseggende sepie te kyk. Dan word daar maar weer na RSG geluister, totdat hy ná die negeuurnuus aan die slaap raak ....

Bert sug, draai van die venster af weg en gaan sit voor die rekenaar om dit af te skakel. Hy moet net eers vir 'n oomblik sy regterhand laat hang, dit effens skud om die speldeprikke te laat bedaar. Voordat hy sy regterhand oor die muis vou, maak hy weer doodseker dat daar nie dalk ondertussen iets in die e-posbus beland het nie. Met 'n branderigheid in sy oë sal hy links klik om dan op te staan en die gordyn toe te trek.

Daar lui die selfoon op die lessenaar.

Seker een van die kinders of een van die kleinkinders. Of weer iemand wat hom op vrot Engels wil vertel van die wonderlike wegbreeknaweek wat hy gewen het? Of dalk 'n rêrig belangrike oproep!

"Goeiemiddag," sê hy professioneel-vriendelik. Hy het lankal geleer om nie sommer sy naam te noem nie. Hoor eers of dit 'n bemarker is.

"Professor Hansen?" vra die stem. 'n Vrouestem. "Hallo?" asof die sein swak is.

"Bert Hansen wat praat."

"Ek bel hier van Rysmierbult af, Prof. Ons het 'n maandelikse gespreksgroep wat kenners nooi om met ons oor 'n interessante onderwerp te kom gesels. Sommer net om ons kennis te verbreed en om ons dink flink te hou."

"Ek verstaan," sê hy en voel die ou krieweling van opgewondenheid wanneer iemand sy kundigheid erken.

"Is u nog daar?" vra sy.

"Ja, ja."

"Ons het gewonder of u kans sien om met ons gespreksgroepie te kom gesels. Ons sal u kom oplaai."

"Nee, nee, ek doen dit graag en ek ry nog self."

Al het een van die kleinkinders die kar gevat. Glo g'n onderdakparkering hier by die oord nie. Asof hy dit glo.

"Die datum?" vra hy. Die mens moet darem verstaan hoe vol sy program is.

"Woensdag oor drie weke?" Haar stem raak effe onduidelik, asof die sein weer iewers in 'n gat in duik.

"Oor drie weke?" Asof hy deur sy dagboek blaai.

"As dit u pas."

"Dit pas my." Die verbinding raak stuk-stuk soek, maar hy vra nie uit nie. Sy sal dink hy hoor nie meer so goed nie.

"Pas ons perfek." Hy dink dit is wat sy sê.

"Waaroor wil u hê moet ek praat?"

Weer die seinverbrekerigheid.

"Die etimologie van *Thysemoer*," hoor hy darem die onderwerp.

Blydskap sak soos warm koffie in hom af. Iemand waardeer hom nog as linguis. Die etimologie van Thys se moer? Seker die etimologie van *moer* waarna hulle op soek is. *Moer* uit *moeder* of *baarmoeder*. Dit is darem té maklik; maar, nou ja, vandag se jongmense wil hulle mos vergiggel aan 'n outydse vloekwoord.

As hy nog sy etimologiewoordeboek had, sou hy kon seker maak, maar vir sy boeke was daar glo nie in dié ou plekkie ruimte nie ....

"Professor, is u nog daar?"

"Ja, ek luister."

"Is dit dan afgespreek vir die twintigste? Hier by ons in die boeresaal?"

"Doodreg, ek weet waar dit is." Moet 'n jong vrou wees as 'n mens op die stem af moet sê, dink hy.

"Baie dankie, en 'n mooi dag verder. Baai." Beslis 'n jong mens.

"Dankie, Mevrou; ek teken die datum aan, Mevrou."

"Juffrou, Professor. Mejuffrou Schoeman." Sy lag. "Cecile Schoeman," gaan sy voort en hy moet homself keer om nie te vra van watter Schoemans sy is nie.

Hy sit die selfoon ingedagte neer. Gelukkig nog nie die rekenaar afgeskakel nie. Hy sit die leeslig aan en sleutel sorgvuldig die afspraak op sy skedule in; tik die onderwerp in sodat hy dit kan onthou soos wat sy dit gesê het.

Hy leun tevrede terug en kyk na die datumrooster op sy skerm.

Mense vergeet toe nie so maklik van ’n afgetrede akademikus nie.

Thys se moer? Hy onthou ’n padpredikant op pad Rysmierbult toe wat sê *Thyszyndoorns*. Seker nie *Thys se moer* nie, maar *Thysemoer* as plaasnaam. Dis wat sy bedoel het: iets oor die etimologie van ’n pleknaam. Daaroor sal hy kan praat. *Thysemoer*, die pleknaam. Die gewone mens ken mos nie die verskil tussen etimologie en die toponimie nie. Natuurlik ’n pleknaam. Maar waar sou dié *Thysemoer* wees? Iewers in die omgewing? Hy sal kyk. Al het hy nie meer ’n padkaart op sy naam nie, kom hy soms nogal ’n bietjie reg met Google Maps. Miskien een of ander plaas of dorpie of iets.

Die etimologie of die pleknaamkunde is nou nie eintlik sy vakgebied nie, maar dit hoef sy nie te weet nie. Hoe sal hy nou vir ’n wildvreemde per vrot selfoonsein verduidelik dat hy eintlik ’n teoretiese sintaktikus is? Wat maak dít tog saak? Al is hy nie ’n opgeleide etimoloog nie, sal hy seker genoeg daaroor kan nalees om ’n gespreksgroep te interesseer.

Hy maak ’n nuwe Word-lêer oop: *Rysmierbult, Die etimologie van Thysemoer*. Lank sit hy na die skerm met die vyf woorde op en kyk; begin stadig tik: *Etimologie: oorsprong of afleiding van ’n woord.*

Hy staan op en haal een van die drie boeke van die bedkassie af. Hy het dit skelm gekoop toe hy laas saam met Bertie in die boekwinkel was. Stadig blaai hy deur Peter Raper-hulle se *Southern African Place Names* en op bladsy 496 kry hy dit: *Thys Poort*. Met die eerste lees al sien hy wat hy nie vermoed het nie: dit is nie vernoem na een of ander Thys nie. Dit is bloot die verafrikaansing van die Khoi *t’eus*, wat *klip* of *berg* beteken. Die oorsprong van ’n pleknaam kan ’n mens nogal mislei.

Bert skuif weer die sleutelbord reg. *Die plek van plekname*, tik hy met sy wysvinger, leun terug en dink na. Gesels oor name as spieël van die geskiedenis. Hulle verwag tog sekerlik nie ’n akademiese lesing nie, net iets interessants oor die herkoms van Afrikaanse plekname? Hy begin in sy kop formuleer.

Sien u hoe misleidend die *thys* in die pleknaam is? ’n Mens sou dink dit moet Afrikaans wees, maar die naamkundige weet dat dit eintlik van Khoi af kom. Daar is nog ’n paar sulke voorbeelde in ons plekname: Kareedouw en Kookhuis, byvoorbeeld. Cookhouse in die Oos-Kaap is nog meer misleidend, want dit lyk op Engels, en toe verafrikaans ons dit nog tot Kookhuis. Eintlik was dit andersom: Cookhouse is die verengelsing van die Afrikaanse Kookhuis, wat weer ’n verafrikaansing van die oorspronklike Khoi-pleknaam is. Die *koo*-gedeelte van die woord verwys na iets soos *rooi* en *khuis* na wal of oewer. Die Nederlandse naam

wat ook vir dieselfde plek gebruik is, was nie verniet Rodde Wal nie. Die plek is nóg Engels nóg Afrikaans!

Kareedouw in die Langkloof lyk vir ons net so Afrikaans, maar dit het met die Afrikaanse *karee* of met *dou* niks te make nie! Die eerste gedeelte verwys na die Khoi-stam *'A'Caree* wat daar gewoon het, of na die plant *kari* waarvan die wortels gebruik word vir die gis van kariebier. Die *douw*-deel is die Khoi-woord vir die pas oor die berg na die Tsitsikama.

Hy skuif sy stoel tevrede agteruit. Hy is selfs opgewonde noudat sy praatjie effe rigting begin kry; hy ervaar weer die ou tinteling in hom wanneer 'n taalsaak hom prikkel en hy vir iemand wat wil luister, kan verduidelik hoe diep die taal in ons klipbodem geplant is.

Hy staan op, waggel weg in die rigting van die ketel op die kombuistafeltjie. Net eers 'n bekertjie koffie om die lekkerte van dink 'n bietjie uit te rek.

Buite in die gang hoor hy twee van die oues geselsend verbyskuifel. Seker weer op pad sitkamer toe om tussen die ander grysaards te gaan sit, nou en dan 'n opmerking oor die skete te maak of oor die kinders wat so min kom kuier.

Met albei hande om die warm beker gevou, drink hy terwyl hy verder dink. Maar sy dink kom nêrens nie, brom net op een plek en een toon soos 'n dom brommer teen 'n ruit. Hy skakel die rekenaar af. Môre is nog 'n dag, die dink sal terugkom.

Die volgende oggend gaan hy vroeg weer voor sy rekenaar sit, en staar na die skerm met die yl aantekeninge.

En hoe nou? Wat kan 'n ou mens hulle nog vertel?

Hy moes nie ingestem het nie.

Hy dwing homself om te dink. Iets oor plekname as beeld van wie in die verlede waar gewoon het? Ja, die gespreksgroepie van Rysmierbult sal boere en boervrouens wees wat sal nadink oor die herverdeling van grond. Dis hy! Plekname as inligtingsgids vir die blyplek van die vroeë inwoners.

Bert begin lees wat hy geskryf het. Dit bly maar skralerig. Hy sal weer moet nalees oor die oorsprong van plekname. Met nuwe ywer, maar tydsaam, begin hy sy denke letter na letter insleutel, soos 'n hoendertjie wat moeisaam pik.

Julle weet mos hoe merk diere, soos leeus of honde, hulle gebied af? Daardeur waarsku hulle ander diere: Dis my plek dié! Insekte, soos sprinkane, sonbesies en krieke, gebruik klank om hul gebied af te baken. Mense merkteken ook hulle gebied: daar waar mense 'n gebied beset, merk hulle dit af asof dit nog altyd hulle

s’n was. Maar ons doen dit ook talig. Naamgewing is nog ’n manier hoe ons gebiede afbaken. Ons plak name op ’n plek sodat ander soogdiere wat taal verstaan, kan lees wie se plek is dit dié.

Die Wes-Kaap se Afrikaanse plekname, die Zulu-name in KwaZulu-Natal, Sepedi-name in Limpopo, Tswana in Noordwes. Mense wórd mos die plek waar hulle woon, en die plek kry die aard van sy inwoners.

Hoekom sukkel ons dan so om te probeer uitpluis wie se grond was wie s’n? Kyk na die plekname en jy weet wie het eerste waar gewoon.

Hy lees weer sy laaste sin. Dit sal taalkundig sterker gemotiveer moet word.

Sy blik dwaal by die venster uit. As die Khoi en die Boesman dan die eerste inwoners was, moet dit uit die plekname afgelees kan word. Ja, dít behoort ’n ingeligte gespreksgroep te interesseer.

As hy nog sy boekrakke gehad het, sou hy die bronne gehad het en hy sou geweet het watter hand om uit te steek om te kry waarna hy soek.

Hy staar nikssiende teen die oorkantste muur vas; hoe kan hy dan nou nie eens ’n boek se titel onthou nie? Wat nog te sê die naam van die skrywer. Hy maak sy oë toe; soms spring onthou ná ’n rukkie soos ’n stukkie swael wat vlam vat, skielik in sy kop op.

Iets van Khoi? probeer hy onthou. Nee, Hottentot? Ja, nou onthou hy: *Hottentotica … Toponomica Hottentotica*. Dis reg.

Die skrywer? Niemand? Nee.

Hy tel die selfoon op en bel.

“Môre, vriend Bert. Goed om van jou te hoor.”

“More, Mater. Ek wil iets vra, maar jy mag nie lag nie.”

“Hoe sal ek nou vir jou lag?”

“Onthou jy die naslaanwerke oor die Khoi-name: *Toponomica Hottentotica?*”

“Ja, oom Gawie se boek.”

Bert huiwer. Gawie wie nou weer? Maar hy vra nie. Dink net eers.

“G.S. Nienaber,” verstaan die vriend die stukkie stilte.

“Net so,” sê Bert. Nou onthou hy.

“Wat wil jy daarmee maak?”

“Sommer ietsie kyk.”

Hulle gesels ’n rukkie en toe Bert die foon neersit, skakel hy biblioteek toe.

"Anneke," sê hy, "kan jy asseblief G.S. Nienaber se *Toponomica Hottentotica* vir my uithou? Ek kom later vanoggend in."

"Ek los dit vir Prof onder by die toonbank," antwoord sy sonder om verder te vra. Sy weet mos hoe dit werk.

Eers toe hy later die oggend met die lywige boeke in sy hande sit, vorder hy weer met sy praatjie. Stadiger as altyd, verbeel hy hom, en kom nie dadelik weer aan die skryf nie.

Dan lui die selfoon.

Soos wat hy verwag het: een van die kinders.

"Hoe gaan dit met Pa?" Sy liewe skoondogter. "Dis bloktyd daar by julle en Sussie kom vir die naweek huis toe. Sy sal Pa môre vieruur oplaai en Maandag weer gaan aflaai." Afgelei uit die suprasegmentele struktuur van die laaste sin, weet die linguis dat dit 'n bevel en nie 'n versoek is nie. Nee sê sal nie help nie, want nêrens is daar 'n beduidenis van 'n vraagteken nie.

"Dis goed so, dankie, my lief," aanvaar hy.

---

Daarom duur dit 'n dag of vier voordat hy weer by sy rekenaar uitkom.

*Om by Jaap Steyn te steel,* tik hy:

*Leeu-Gamka*
*pleknaam in die groot karoo:*
*oerkhoiafrikaanse samestelling -*
*op Afrika se bruin bodem.*

Kom reis saam met my verder wes, Noord-Kaap toe: Kakamas, Grootdrink, Keimoes, Putsonderwater, Garies, Bonteheuwel, Noenieput, Witdraai, Aggeneys, Wegdraai ….

Wie se grond is dit dié? Land van die Khoi-Afrikaanse Basters, van Kimberley af tot doer by Mier. Temmers van die Noordweste, al het daar ook op 'n keer 'n Engelsman in Newtown verdwaal. En as jy al met die Moloporivier langs van Lichtenburg af Kalahari toe loop, sal jy, as jy Setswana ken, weet jy loop Rivier-rivier langs.

"Hokaai," praat Bert hardop met homself, "jy dwaal af! Hulle wil weet van die etimologie van *Thysemoer*."

Skielik twyfel hy of hy ooit iets sinvol het om te sê, en die twintigste is om die draai. Hy weet nie of hy nog samehangend dink nie.

Dan staan hy op en maak die kamerdeur gang toe oop, laat dit oop bly totdat hy iemand buite hoor praat. Dankie tog, want hy wil nie nou verder dink nie; maar wie ook al loop uit pure oumensgewoonte by sy oop deur verby.

Sy dink is op, maar hy druk deur. Die tyd raak min.

Wat meer kan 'n mens nou oor hulle onderwerp sê? Etimologie se moer. Nog bitter ver van veertig minute se praat af. Min om die lyf.

Miskien moet hy laat weet hy sal dit "ongelukkig nie kan maak nie".

Hy het hulle onderwerp al te ver gerek.

Gaan jy nou tou opgooi? Vir hulle laat weet jy is te oud om te dink?

Hy gaan stap 'n ver ent, en toe hy drie blokke om is, tref die antwoord hom; hy glimlag as hy terugdraai ouetehuis toe.

Sy het mos gesê sy is 'n Schoeman.

*Toponomica Schoemanatica*, dink hy.

Al het Schoeman op geen manier verband met 'n Khoi-oorsprong nie, sê eiename in pleknaamsamestellings ook iets oor die naamgewer se adres. Plekname as padkaart van die geskiedenis van mense. Ja. Interessante onderwerp. Dié Cecile-mens is immers 'n nooi Schoeman. Gesels oor Afrikaanse pleknaamsamestellings met *Schoeman-* as eerste lid: Schoemanshoek, Schoemanskloof, Schoemansdrif, Schoemanshof, Schoemanstroom, Schoemansville. Boonop nog meer as een Schoemansdal. Schoemanstraat. Daar moet nog wees. Dit behoort hulle te interesseer: pleknaamgewers as geskiedskrywers. Die geskiedenis van ou president Stephanus Schoeman.

Hy kan darem nog kreatief dink, sy sin vir humor is nog daar en dit is immers iets persoonlik om vir die groepie te gaan vertel. Oor Afrikaanse plekname met Schoeman het hy al dikwels gewonder. As die etimologie van 'n obskure plaasnaam soos *Thysemoer* die gespreksgroep interesseer, sal hulle ook wil weet hoe die Schoemans in Suid-Afrika hulle spore met hulle van gemerk het: van Schoemanshoek in die suide tot doer by Schoemansdal in die noorde.

Maar, onthou Bert, daar is nog meer Schoeman-plekname. Het Stephanus Schoeman nou van Schoemanshof of Schoemanshoek af gekom? Hy besef hy kan sy kop nie meer heeltemal vertrou nie. Hy sal net weer 'n bietjie moet nalees – net om sy geheue te verfris, natuurlik.

Hy kyk op die horlosie. Dis al weer net voor vier. Môre sal hy verder naslaan, al het hy nie meer die boek op sy rak nie. Hy skakel teësinnig die rekenaar af. Sê nou net hy vergeet môre wat hy vandag gedink het?

—

Bert lê al van vieruur af wakker, skryf die laaste gedeelte van sy praatjie oor en oor op die warm kussing. Hierdie intellektuele uitdaging was toe nie vir hom te veel nie. Wanneer laas het hy so 'n heerlike akademiese uitdaging gehad?

Nadat hy opgestaan en drie keer in die kamertjie op en af geloop het, skakel hy die rekenaar aan en kyk eers vol verwagting die e-pos-blad deur. Niks. Klik dan maar op Word en skryf verder:

> *Julle sal weet van Schoemansdrif, anderkant Potchefstroom. Dit moet na Stephanus Schoeman, op sy dag die president van die ZAR, vernoem wees. Daar is nou nog Schoemans daar naby op Schoemanshof. 'n Mens kan die geskiedenis van Stephanus Schoeman uit Schoeman-plekname aflei.*

Hy skryf dat dié se reis begin in die Kango, naby Oudtshoorn, toe Schoeman op 15 Maart 1810 op die plaas Schoemanshoek gebore is. Die huis waarin hy gebore is, staan vandag nog op Schoemanshoek, 16 km op die Kangogrotpad.

Stephanus Schoeman lei sy eie trek in 1840 uit die Kaap uit Natal toe en trek weer in 1847 uit Natal uit en vestig hom aan die Mooirivier. Dit moet wees waar die naam Schoemansdrif vandaan kom, want Schoeman se dogter, Susanna Elisabeth Magdalena, en haar man, Hendrik Johannes Wilhelmus Botha, het hulle later op die plaas Elandslaagte in die Vredefortdistrik gevestig. Aangesien Elandslaagte teenaan die Vaalrivier digby Schoemansdrif geleë is, laat dit die vermoede ontstaan dat dit die plaas was waarheen Stephanus Schoeman uitgewyk het tydens die burgeroorlog in Transvaal. Die bronne is baie vaag oor sy Potchefstroomse verblyf, maar hy het wel sy paar hofrelletjies met mense gehad en op die dorp gewoon. As daar in Potchefstroom 'n Schoemanstraat was, het ons selfs geweet waar in die dorp hy gewoon het. Die naam Schoemansfontein verklap egter dat hy 'n plaas anderkant die Schoonspruit gehad het. In 1848 trek hy noord, Soutpansbergdorp toe, maar dit word in 1855 hernoem tot Schoemansdal, al was daar al 'n Schoemansdal in die Oos-Transvaal.

Stephanus se seun, Hendrik Jacobus, gebore 11 Julie 1840 in Pietermaritzburg, sit hierdie tradisie van eienaamsgewing voort en noem sy plaas wes van Pretoria Schoemansrust. Hendrik Schoeman bring egter skande oor die familie toe hy die slag van Silkaatsnek by Uitval van sy stoep op sy plaas af dophou, want hy het aanvaar

dat die oorlog verby was en het die onderneming aan die Engelse gegee dat hy nie meer by die oorlog betrokke sou raak nie. En om die Schoemanreisvertelling af te sluit, noem hy dat Johan Schoeman in 1925 'n dorp naby die Hartbeespoortdam stig wat hy Schoemansville noem, na sy pa, generaal Hendrik Schoeman (1840-1901), president Stephanus Schoeman se broer!

*U sien,* bedink Bert sy slot, *die etimologie van 'n pleknaam is eintlik ook die etimologie van die naamgewer*.

Hy leun behaaglik terug. Hy het darem iets om te gaan sê.

Toe nie so intellektueel verroes as wat hulle dink nie – al was daar iewers nog iets wat hy wou sê, maar het hy vergeet wat.

Hy staan op en loop ketel toe.

Miskien nog effe onsamehangend, begin hy twyfel terwyl hy wag dat die water kook. Is dit nie sonder enige diepte nie? Nee wat, dit is mos nie veronderstel om 'n taalkundige lesing te wees nie? Nogtans wens hy dat hy die praatjie al vroeër op sy rekenaar uitgeskryf gehad het, sodat sy ou taalkundevriend dit net 'n slag kon deurlees. Nou is daar nie meer tyd daarvoor nie. Hy het nie besef hoe stadig hy gedink het nie.

Kalmeer, maan Bert homself, daar is darem genoeg tyd om dit finaal oor te tik, uit te druk én nog tyd om die ding dan in sy kop te kry. Hy weet uit ervaring dat lig in die vertrek te min gaan wees om te lees.

Die vensters het dof geword.

Hy drink koffie voordat hy die praatjie uitdruk en hardop oor en oor vir homself lees.

—

Daar is nogal 'n hele paar mense in die boeresaaltjie, maar daar is niemand wat vir hom bekend lyk nie.

Die voorsitter klop op die tafel voor haar en as almal tot bedaring kom, kyk sy innemend in Bert se rigting, glimlag voordat sy begin praat.

"Welkom aan almal, in die besonder ons spreker, professor Gert Jansen, wat as entomoloog sekerlik geen bekendstelling nodig het nie. Hy het ingewillig om vanaand met ons te kom gesels oor die entomologie van *thysamura,* die orde van vismotte en silwervissies."

❖

# Hoofstuk 5

# Institusionele taalbeleid en akademiese taalbeleid – versoenbaar binne taal-in-onderwysbeplanning?

deur Theodorus du Plessis

Na aanleiding van die kommerwekkende bevindinge wat in die sogenaamde Soudien[1]-verslag van 2008 oor onder meer die taalsituasie aan Suid-Afrikaanse universiteite gemaak word, sou ʼn mens, vanuit ʼn taalbeplanningsoogpunt, kon redeneer dat

> (T)here are unacceptably large numbers of students who are not successful academically because of the 'language problem'. They fail, not because of a lack of intelligence, but because they are unable to express their views in the dominant language of instruction. (MC 2008: 101)

Die betrokke komitee doen hieromtrent aan die hand dat universiteite ʼn meertalige benadering volg wat, enersyds, institusionele kommunikasie en, andersyds, akademiese geletterdheid betref (MC 2008: 102). Eersgenoemde impliseer dat plaaslike universiteite die Sintoetale[2] as bykomstige institusionele tale

1 Vernoem na die voorsitter van die Ministeriële Komitee wat transformasie en sosiale kohesie en die uitwissing van diskriminasie aan openbare hoëronderwysinstellings in Suid-Afrika ondersoek het (MC 2008).

2 ʼn Term waarmee verwys word na die Bantoetale van Suidelike Afrika (Herbert 1992: 7); soms, verkeerdelik, ook Afrikatale genoem.

inspan (naas Engels en Afrikaans) en laasgenoemde dat hierdie tale as akademiese tale ontwikkel (en aangewend) moet word. Dit is ’n oplossing wat in werklikheid ’n geïntegreerde benadering tot institusionele en akademiese taalbeleid veronderstel en wat derhalwe enige ambivalensie oor die rol van vaardigheid in hierdie tale in die strewe na akademiese geletterdheid uit die weg behoort te ruim. So ’n aanpak sou as ’n gepaste benadering tot taalbeleidvorming en taalbeplanning in hoër onderwys binne ’n meertalige bestel beskou kon word – een wat, interessant genoeg, deur die *Higher Education Language Policy* (HELP) vir Europese universiteitsonderwys in die vooruitsig gestel word. Afgesien van voorgestelde reëlings omtrent institusionele tale, maak die betrokke beleidsraamwerk voorsiening dat universiteite ook aandag gee aan studente en werknemers se taalvaardigheidsvlakke, aan dienooreenkomstig relevante taalkomponente binne hulle programme-aanbod en dat hulle ook voorsiening moet maak vir taalsteun aan beide student en dosent (Lauridsen 2013: 11). HELP veronderstel dus ’n sinergie tussen beleid oor institusionele en oor akademiese taal.

Die vraagstuk wat in hierdie hoofstuk onder die loep geneem word, is of die Suid-Afrikaanse taalbeplanners wat vir taalbeleid in die hoër onderwys verantwoordelik is, rekening hou met die krities belangrike onderlinge verband tussen institusionele en akademiese taalbeleid, en derhalwe ’n taalbeleidsraamwerk daarstel wat sodanige sinergie bewerkstellig. Van der Walt (2004: 147) identifiseer byvoorbeeld vroeg reeds, na aanleiding van die verskyning van die Suid-Afrikaanse *Language Policy for Higher Education* (LPHE; kyk MoE 2002), ernstige gebreke hieromtrent en sonder die noodsaak aan ’n geïntegreerde benadering uit as een van die grootste taalbeleidsuitdagings vir hierdie sektor.

Vanuit ’n taalbeplanningsoogpunt sou dit daarom wenslik wees om, aan die hand van ’n inhoudsanalise van ’n korpus relevante beleidsdokumente, te probeer vasstel of die betrokke owerhede inderdaad die gewenste benadering tot taalbeleidsvorming en taalbeplanning volg. So ’n ondersoek is, in die lig van die hersiene taalbeleidsraamwerk wat die Departement van Hoër Onderwys en Opleiding (DHOO) in Februarie 2018 vir kommentaar gepubliseer het (DHET 2018), ook tydig omdat ’n mens kan nagaan tot welke mate hierdie jongste weergawe van die LPHE gepaste regstellings deurvoer.

Wat in hierdie bydrae volg, behels dus die skets van ’n teoretiese agtergrond oor die verband tussen akademiese geletterdheid en taalbeleid en ’n saaklike uiteensetting van die metodologie wat gevolg word. Daarna word ’n oorsig gebied van wat ’n analise van die versamelde beleidstekste oplewer oor taalbeleid en -beplanning aan Suid-Afrikaanse hoëronderwysinstellings, eers wat betref

akademiese taalbeleid en daarna aangaande institusionele taalbeleid. Op basis hiervan word besin oor raakpunte tussen die geïdentifiseerde beleidstelle, gevolg deur afleidings oor die soort(e) benadering wat gevolg word. Ten besluite word enkele implikasies van die bestudeerde bronne vir taalbeplanning in die Suid-Afrikaanse hoër onderwys afgelei.

## Oor die verband tussen akademiese geletterdheid en taalbeleid

In die taalbeplanningsliteratuur word die soort benadering wat hierbo ter sprake kom, tipies gekoppel aan taal-in-onderwysbeplanning (of taalverwerwing), 'n taalbeplanningstipe naas taalstatus-, taalprestige- en taalkorpusbeplanning. In Kaplan & Baldauf (2003: 202) se Raamwerk vir Taalbeplanningsdoelwitte word twee taalbeplanningsaksente binne die onderwysdomein onderskei: een met betrekking tot beleidsbeplanning (onder meer beleid oor toegang, personeel, die kurrikulum, ensovoorts); en 'n ander met betrekking tot kultiveringsbeplanning (onder meer met betrekking tot taalverwerwing, taalhandhawing, tweedetaalaanbod, vreemdetaalaanbod, ensovoorts). In navolging van Liddicoat (2007b: 24) sou 'n mens geletterheidsverwerwing tot laasgenoemde taalbeplanningsagenda kon toevoeg – sonder om dit noodwendig te ontkoppel aan die ander beplanningstipes wat onderskei is.

'n Kernvraag uit die staanspoor is of akademiese geletterdheid inderdaad 'n taalaangeleentheid is wat tydens institusionele taalbeleidsvorming gehanteer behoort te word.

Oor 'n omskrywing van die begrip *akademiese geletterdheid* merk Scott & andere (2007: 36) in 'n voetnoot op dat daar "a prolific, ever-growing, and fairly argumentative literature on academic literacy" bestaan. As toonaangewende ondersoekers in die veld verkies hulle om akademiese geletterdheid op 'n generiese wyse te omskryf as 'n lees- en skryfafhanklike vermoë waardeur betekenis binne die onderrig- en leersituasie gekonstrueer word. Ofskoon dit misleidend sou wees om akademiese geletterdheid suiwer as 'n taalvaardigheidsaangeleentheid te beskou, kan dit tegelykertyd ook nie volledig aan taalvraagstukke ontkoppel word nie. Sebolai (2016: 46) lê pertinent laasgenoemde verband deur akademiese geletterdheid te omskryf as die vermoë om met die eise van akademiese diskoers in die taal van onderrig en leer om te kan gaan. Scott & andere (2007: 57, 44) benadruk die koppeling van akademiese geletterdheid in hoër onderwys aan 'n

reeks *hoëvlakvaardighede* waardeur van universiteitstudente verwag word om met begrip te kan lees, konsepsuele en metaforiese taal te kan verstaan en te kan vertolk, die diskoersstruktuur van 'n teks te kan volg, ensovoorts. Gevolglik kan die verband tussen die student se linguistiese agtergrond en vlak van akademiese geletterdheid – meer spesifiek: van sy/haar *akademiese taalvaardigheid* – kwalik geïgnoreer word. Trouens, volgens Scholtz (2012: 47) is ondersoekers dit grootliks eens dat akademiese taalvaardigheid 'n voorvereiste is vir epistemologiese toegang tot en sukses in tersiêre onderwys. Nietemin waarsku ander weer dat, indien studente 'n toets moet aflê in 'n taal waarin hulle nie voldoende vaardig is nie, sodanige assessering in werklikheid 'n taalvaardigheidstoets word (Wilson-Strydom 2012: 140) en in elk geval nie akademiese geletterdheid op dieselfde wyse as akademiese taalvaardigheid toets nie (Sebolai 2016: 59). Die genoemde outeurs lê in werklikheid die noodsaak bloot aan beleidsriglyne omtrent taalvaardigheid én akademiese geletterdheid.

Kaplan & Baldauf (1997: 258) is van die eerste outeurs wat *tersiêre geletterdheid*, oftewel akademiese geletterdheid, as 'n oogmerk van taalbeleidsbesplanning en -vorming beskou en benadruk trouens die belang van 'n *koherente* beleidsbenadering tot taal en akademiese geletterdheid. Hulle siening strook met wat aanvanklik as 'n geïntegreerde benadering tot taalbeleid in hoër onderwys beskou kan word. Liddicoat (2007a) beklemtoon origens die onderlinge verhouding tussen onderwystaalbeplanning en die ander taalbeplanningstipes, juis omdat taalseleksie as statusbeplanningskwessie 'n sentrale rol hierin speel. Enersyds behoort 'n hoëronderwysinstelling te beslis oor die taal van institusionele kommunikasie; andersyds oor die akademiese onderrigtaal, en ook of die praktyke in beide gevalle moet ooreenstem. Taalseleksie in die geval van akademiese onderrigtaal hang uiteindelik grootliks saam met die instelling se benadering tot akademiese geletterdheid, met ander woorde of 'n monokulturele benadering (geletterdheid gekoppel aan 'n spesifieke taal) of 'n multikulturele benadering (geletterdheid onafhanklik van 'n spesifieke taal) gevolg word. Gegewe die toenemend wêreldwye aandrang op Engelse geletterdheid (as akademiese geletterdheid) sal, in terme van Liddicoat se sienings, in die geval van 'n multikulturele benadering voorsiening gemaak moet word vir geletterdheidskoling in 'n alternatiewe taal as byvoorbeeld Engels, of in beide.

Waar die institusionele taalbeleidstelling taalontwikkeling beoog, soos in taal-ongelyke situasies, kom prestigebeplanning ter sprake en word taalintellektualisering

ook ʼn taalbeplanningsdoelwit. In so ʼn geval sal taalseleksie saamhang met ʼn besluit of taalontwikkelingsbeplanning skakel met geletterdheidsbeplanning en of die betrokke taal dus ook vir geletterdheidsdoeleindes aangewend sal word. Geletterdheidsbeplanning binne ʼn konteks waar taalontwikkeling noodsaaklik is, gaan dus gepaard met die veronderstelling dat nie vir ʼn eensydige aanbod beplan word nie, maar dat ʼn gemengde benadering inderdaad gevolg word: een waarby tegelykertyd aandag gegee word aan taalstatus- én prestigebeplanning, asook aan taalkorpusbeplanning. Die betrokke owerheidsinstansies se beleidsdokumente behoort daarom, ideaal gesproke, so ʼn gemengde benadering tot geletterdheidsbeplanning min of meer in besonderhede uit te stippel. Die uitdaging is om ʼn geïntegreerde of koherente benadering tot institusionele taalbeleidsvorming en akademiese taalbeleidsvorming te bewerkstellig. In terme van so ʼn benadering sal ʼn institusionele taalbeleid vir ʼn meertalige konteks nie slegs bepaal watter tale aan ʼn universiteit gebruik word nie; die beleid sal onder meer ook uitsluitsel gee oor die taal (of tale) van onderrig, oor watter steun hiertoe verleen word, oor watter vlak(ke) van taalvaardigheid vereis word en watter tale deur die aanbod gedek word. Voorts sal so ʼn beleid, onder bepaalde omstandighede, ʼn institusionele verbintenis tot taalontwikkeling vir onderrigdoeleindes uitspel.

Daar moet wel rekening gehou word met die feit dat universitêre taalbeleid ʼn komplekse aangeleentheid is, juis in die lig van twee prominente internasionale tendense: die byna voor-die-hand-liggend-geworde *verengelsing* van hoër onderwys (Coleman 2006: 3), aan die een kant; aan die ander kant die minder voor-die-hand-liggende *vermeertaliging* daarvan (Liddicoat 2016: 232). Dit wil voorkom asof beskouings van die Suid-Afrikaanse hoëronderwyssektor in hierdie verband vasgevang sit tussen hierdie twee strominge, met outeurs soos Nkuna (2017) en Laga Ramoupi (2014) wat voel linguistiese transformasie ontbreek omdat die Sintoetale nie (na behore) as akademiese taal aangewend word nie, terwyl ander weer meen ons moet al ons pogings liefs in die verengelsingsmandjie gooi, soos blyk uit Balfour (2017) se verweer teen aanklagte soos die van Nkuna en Laga Ramoudi. Tussen hierdie twee uiterstes bestaan daar etlike menings oor ʼn gekombineerde benadering, soos wat na vore kom in onder meer die studies van Madiba (2010), Van der Walt & Dornbrack (2011), Madiba (2013), Kamwendo & andere (2014), Turner & Wildsmith-Cromarty (2014), Desai (2016) en Klapwijk & Van der Walt (2016).

## Metodologiese vraagstukke

Om die oogmerk met hierdie studie te dien, is ʼn beperkte intertekstuele inhoudsanalise van sentrale beleidstekste oor taal in die Suid-Afrikaanse hoër onderwys onderneem. Waar ʼn intertekstuele analise van taalbeleidstellings meestal die breër verbande tussen taalbeleidstekste, -diskoerse en -praktyke probeer blootlê (Johnson 2015: 166), val die kollig in die onderhawige studie op ʼn inhoudsanalise van geselekteerde primêre tekste waarin getuienis voorkom van die formulering van taalbeleid *vir* hoëronderwysinstellings. Die analise dek dus nie die taalbeleidverklarings *van* hoëronderwysinstellings nie. Daarom word tekste geselekteer wat deur owerheidsinstellings geïnisieer word en wat betrekking het op riglyne omtrent institusionele taalbeleid, dit wil sê die oorhoofse taalbeleid van ʼn hoëronderwysinstelling asook akademiese taalbeleid, waar laasgenoemde slaan op beleid omtrent akademiese geletterdheid en akademiese taalvaardigheid. Die seleksie is gedoen op basis van die voorkoms van relevante soekterme: "language policy", "language issue", "language problem", "language", "literacy", "academic literacy", ensovoorts.

Wel is ook tot ʼn beperkte mate rekening gehou met sekondêre bronne wat die breër diskoers oor die ontplooiing van sodanige beleide reflekteer. Vandaar dat oorsigte soos onder meer die van Boughey (2010, 2013) oor beleid met betrekking tot akademiese geletterdheid, en die van Van der Walt (2004), Madiba (2004), Laga Ramoupi (2014), Madiba (2013) en Maseko (2014) oor hoëronderwystaalbeleidsake, ook geraadpleeg is. ʼn Belangrike nut van die bestudering van sulke bronne (wat oorsigte van die studieterrein bied) is dat hulle opgawes van relevante bronne vir die studieveld verteenwoordig, asook van hulp is om sentrale beleidmakers in hierdie verband te identifiseer. Dit stel die ondersoeker byvoorbeeld in staat om deur ʼn eie speurtog verdere oorspronklike beleidsdokumente (wat nie noodwendig in die betrokke oorsigte ter sprake kom nie) te vind.

Naas die gemelde beleidsoorsigtelike studies en verbandhoudende tekste, as sekondêre bronnemateriaal, is drie tipes primêre "beleidstekste" as databronne vir die onderhawige ondersoek geïdentifiseer, te wete regstekste (wette, regulasies, kennisgewings, ensovoorts), beleidstekste (taalbeleidstellings as sodanig, maar ook tekste wat verwysings na taalbeleid bevat) en verslae (wat beleidsimplikasies en -voorstelle behels).

Afgesien van die feit dat die gemelde beleidsoorsigte, vanweë hulle gedateerdheid, nie die post-2012-bronne betrek nie, gaan hulle kennelik nogal selektief te werk

wat bronbenutting betref, en bied daarom nie werklike geheeloorsigte nie. Die verrekening van 'n uitgebreide bronneopgaaf bied die geleentheid vir 'n deurtastende vergelykende ontleding van die relevante beleidstekste.

Hier volg 'n saaklike bespreking van die resultate van sodanige analise.

## Akademiese geletterdheid en taalbeleid vir hoër onderwys in Suid-Afrika

Binne Suid-Afrikaanse verband speel twee owerheidsinstellings 'n sentrale rol by taalbeleidvorming en -beplanning in hoër onderwys. Die eerste is die Council on Higher Education (CHE), 'n onafhanklike statutêre liggaam opgerig in terme van die *Higher Education Act* (RSA 1997; soos gewysig RSA 2016); die tweede die DHOO, die staatsdepartement verantwoordelik vir strategiese leiding met betrekking tot die regulering van hoër onderwys hier te lande (voor 2009 die Departement van Onderwys). Artikel 27(2) van die genoemde wet vereis dat 'n universiteitsraad 'n hoëronderwysinstelling se institusionele taalbeleid bepaal, onderhewig aan die beleidsraamwerk gestel deur die betrokke minister. Sodanige beleid word, ingevolge Artikel 5(1)(i) van dié wet, op advies van die CHE uitgevaardig. Die LPHE van November 2002 is in ooreenstemming met hierdie bepalings saamgestel en volg op die CHE se advies vervat in die *Language Policy Framework for South African Higher Education* (CHE 2001a).

Die CHE se taalbeleidsraamwerk benadruk hoëronderwysinstellings se verantwoordelikheid omtrent geletterdheidsverwerwing – met betrekking tot die "Formal Academic Language(s)". Hoëronderwysinstellings word aangeraai om betrokke te raak by die ontwikkeling en gebruik van die Sintoetale as bykomstige akademiese tale (CHE 2001a: 11). Die voortvloeiende LPHE moedig insgelyks hoëronderwysinstellings aan om strategieë hiervoor te ontwikkel, maar wil dat hulle taal- en akademiese ontwikkelingsprogramme tot stand sal bring – met die oog op die bevordering van taalvaardigheid "in the designated language(s) of tuition" (MoE 2002: 10).

Kennelik benadruk beide instansies hiermee die kritieke verband tussen akademiese geletterdheid en akademiese taal. Ook sinspeel beide op die sentrale rol van die Sintoetale hierin. So word die tafel gedek vir die ontplooiing van 'n geïntegreerde taalbeleid aan hoëronderwysinstellings, 'n proses waarvan die besonderhede hierna sou ontvou in 'n string verdere relevante beleidsdokumente.

Vervolgens word saaklik stilgestaan by tekste wat betrekking het op akademiese taalbeleid, waarna institusionele taalbeleid aan hoëronderwysinstellings aan die beurt kom.

## Akademiese taalbeleid

ʼn Relevante oorsig van akademiese taalbeleidstelling in die Suid-Afrikaanse hoër onderwys bestaan nie werklik nie. Wel tref ʼn mens spore hiervan aan in oorsigte oor die geskiedenis van akademiese geletterdheid in Suid-Afrika.

Volgens Boughey (2013: 27) het akademiese geletterdheid op Suid-Afrikaanse bodem vroeg in die negentigerjare van die vorige eeu prominensie verkry binne die veld van akademiese ontwikkeling (AO). Dit is ʼn studieveld wat sedert die tagtigerjare van die vorige eeu aan hoofsaaklik sogenaamde "wit"[3] (blanke) Engelstalige universiteite, te midde van aandringende politieke verwikkelinge, sy beslag gekry het toe "anderskleurige" studente tot hierdie meer liberaalgesinde universiteite toegelaat is – deels in protes teen die eng ras-georiënteerde toelatingsbeleid wat die destydse Nasionale Party -regering afgedwing het (Boughey 2010: 4). Die sogenaamde Histories Swart (Engelstalige) Universiteite het, volgens Volbrecht (2003: 113), mettertyd deel geword van dié protesbeweging; uiteindelik selfs sommige universiteite vir Afrikaanssprekendes. Heelwat Suid-Afrikaanse universiteite het gedurende hierdie periode "oorbruggingsprogramme" en "akademiese steundiensprogramme", asook "basisprogramme", op die been gebring (Boughey 2010: 6) – ʼn vorm van "taalbeplanning van benede" (Du Plessis 2010).

Aanvanklik was betrokkenes gemoeid met "akademiese steun" aan wat as "onvoldoende voorbereide" ("underprepared") en "benadeelde" studente beskou is; ʼn spesifieke benadering tot "taalprobleme" het voorop gestaan (CHE 2001b: 144), een wat volgens Boughey (2013: 27) nie ʼn duidelike onderskeid getref het tussen wat Cummins (2000: 58) as Bics ("Basic Interpersonal Communication Skills") en Calp ("Cognitive Academic Language Proficiency") onderskei het nie. Hierdie aksente is mettertyd sodanig geproblematiseer dat daar allerlei denkverskuiwings begin voorkom het. ʼn Opgedateerde siening sou, volgens Baker & Irwin (2015), verwys na die tans meer modieuse begrip "akademiese geletterdhede", wat omskryf kan word as "a multi-faceted, complicated and expansive set of practices that students need for undergraduate study" – duidend op die kontensieuse aard van die huidige diskoers oor akademiese geletterdheid, waarna Scott & andere (2007: 36) eerder verwys het.

---

3 ʼn Ideologies gelaaide begrip waarmee die hoofstukouteur nie noodwendig akkoord gaan nie.

Hurst (2015: 79) werp ’n waarderende blik op die ontplooiing van akademiese ontwikkeling – eerder: “akademiese geletterdheidsverwerwing” – in Suid-Afrika, maar bevind dat, in ’n poging om weg te kom van ’n sogenaamde “tekortkoming-” (“deficit”-) benadering, betrokkenes in die proses perspektief begin verloor het oor die kritieke rol wat akademiese taalvaardigheid in akademiese geletterdheidsverwerwing speel. Meer bepaald identifiseer Hurst (2015: 88) ’n akute tekort aan taalondersteuningsprogramme vir studente ingeskryf vir “English as Additional Language” (EAL), dit wil sê vir nie-huistaalstudente wat verplig word om Engels as onderrigmedium te aanvaar. Die bestaande akademiese steunprogramme het ’n ander klem, waardeur in werklikheid ’n gaping tussen voorsiening en behoefte ontstaan – ’n kwessie wat volgens haar te min aandag kry (Hurst 2015: 82).

Die opvallende omtrent gepaste intervensies is dat beleidsingrepe deur owerheidsintellings grootliks ontbreek. Boughey (2010: 13) behandel nogtans enkele inisiatiewe wat wel implikasies in hierdie verband inhou, spesifiek wetlike beleidsingrepe wat indirek akademiese geletterdheidsverwerwing bevorder. Die belang van hierdie ingrepe lê daarin dat hulle bydra tot die daarstel van ’n gunstiger klimaat en konteks – waarbinne akademiese geletterdheidsverwerwing kan gedy.

Naas die inisiëring van sulke intervensies is owerheidsingryping, deur middel van ’n befondsingsbeleid, van deurslaggewende belang. Alhoewel sommige universiteite binne die AO-beweging met akademiese ontwikkelingsinisiatiewe vorendag gekom het, moes hulle dit aan die beginjare grootliks self finansier, weliswaar danksy die hulp van eksterne befondsers (Boughey 2009). Ongelukkig het hierdie supplementêre stelsel meegebring dat ’n relatief onstabiele omgewing vir akademiese geletterdheid geskep is, waardeur, by implikasie, agtergestelde studente benadeel is. Ook was die programme nie amptelik geakkrediteer of gesubsidieer nie (CHE 2001b: 144). Die *Education White Paper 3* (DoE 1997) speel in op hierdie onverkwiklike situasie en voorsien onder meer dat bykomende hulpbronne benodig word om die unieke leerbehoeftes van die groeiende aantal benadeelde studente die hoof te kan bied. In reaksie hierop rig die betrokke minister in 1999 ’n “Funding Reference Group” op, wat advies moes gee oor so ’n nuwe befondsingsmodel (CHE 2004b: 193). Die groep stel die inbring van verlengde programme, wat geïntegreer moet word by ’n grondslagfaseprogram (hoër onderwys), as deel van ’n nuwe befondsingsmodel voor (Boughey 2009: 1). Hulle voorstel het aanleiding gegee tot ’n nuwe befondsingsbeleid, wat ingevolge ’n kennisgewing in die *Staatskoerant* van 9 Desember 2003 (MoE 2003) amptelik in werking getree het. So het die stelsel van sogenaamde “Foundation Programme Grants”, as

onderdeel van direk geoormerkte befondsing aan universiteite, reeds vanaf 2000 tot stand gekom (FFC 2013: 73), spesifiek gerig op akademiese ondersteuning en met die oog daarop om 'n groot aantal studente by te staan wat nie "voldoende voorbereid" na universiteite kom nie (MCRFU 2013: 8). Hiermee is akademiese geletterdheidsverwerwing aan universiteite as onderdeel van die onderrig-en-leer-programme geïnstitusionaliseer. Bykomend hiertoe het die betrokke geoormerkte befondsing bygedra om meegaande meganismes, soos onder meer 'n uitgebreide studiehulpklas- en mentorstelsel (CHE 2004b: 101), tot stand te kan bring.

Ten spyte van sulke ontwikkelings bly die uitdagings in die Suid-Afrikaanse hoëronderwysbedeling haas oorweldigend. Trouens, die ministeriële komitee wat die befondsingsmodel in 2013 nogeens moes hersien, kom tot die gevolgtrekking dat toekennings aan basiese programme selfs verhoog sal moet word, gegewe die vlakke van armoede en "onvoldoende voorbereidheid" wat ingeskrewe studente vergesel (MCRFU 2013: 188).

Dit val egter op dat die taalvaardigheid nie voldoende in die gemelde beleidstukke as vraagstuk te berde gebring word nie, laat staan nog die kwessie van taalsteun. Wel kom dit ter sprake in ondersoeke wat hierná op owerheidsvlak rondom "onvoldoende voorbereide" studente onderneem sou word – studente wat, indien 'n mens Hurst (2015) se argument voortsit, as leerders met beperkte Engels of beperkte Engelse taalvaardigheid getipeer kan word. Dié ondersoeke sluit in:

— Scott & andere (2007) se studie oor die verbetering van die onderrig- en leergehalte in die Suid-Afrikaanse hoër onderwys, wat uitwys dat anderskleurige studente oorwegend opvallend swakker presteer as blanke studente, dat Sintoetaalsprekers die swakste onder die gekleurde groep presteer en dat akademiese taalvaardigheid een van die bydraende faktore tot studente se "onvoldoende voorbereidheid" is;
— die CHE (2010) se opvolgondersoek ("Access and throughput in South Africa. Three case studies") na die verband tussen studente se sukses en hulle ervarings van universiteite as akademiese en sosiale ruimtes, 'n verslag waarin die verband tussen en die problematiek rondom akademiese taal en Engels as onderrigtaal (die sogenaamde "twin challenge") pertinent ter sprake kom as een van die deurslaggewende hindernisse vir akademiese sukses;
— die studie van 'n spesiale CHE-taakspan oor die voorgraadse kurrikulum-struktuur as sleutelelement by die onderrig- en leerproses en, te dien einde, die wenslikheid en uitvoerbaarheid van enige wysiging daaromtrent (CHE

2013) – ’n verslag waarin die taaldilemma van Suid-Afrika se oorwegend EAL-studentebevolking deurgaans ter sprake kom;

— Shay & andere (2016) se studie, die *New Generation Extended Curriculum Programmes: Report to the DHET*, oor die effektiwiteit van bestaande verlengde programme, en waarin aanbeveel word (Shay & andere 2016: 2) dat inligting oor die "National Benchmark Tests" tesame met ander beskikbare data, soos matriekuitslae, oorweeg sal word by die verdere ontwikkeling van sulke programme.

Die onderskeie aanbevelings omtrent akademiese geletterdheidsverwerwing impliseer ’n verandering in denke omtrent die posisie en status van hierdie onderrig-en-leer-veld aan universiteite, veral rakende organisatoriese reëlings. So ’n denkskuif hou ’n nuwe benadering tot akademiese geletterdheid in, waardeur die erkenning van ’n meerdimensionele siening oor "geletterdhede" bewerkstellig word, en die sleutelrol van taal binne akademiese verband (Calp) erkenning geniet, dit wil sê in onderskeiding van taal as sosiale kommunikasiemiddel (Bics). Dit blyk ook dat die kwessie van akademiese geletterdheid op beleidsvlak deurlopend aandag geniet, maar dat intervensies deur middel van befondsingsbeleid deurslaggewend vir die uitvoering daarvan is. Volgens Boughey (2010: 15) het juis laasgenoemde grootliks bygedra tot die institusionalisering van akademiese geletterdheidsverwerwing aan hoëronderwysinstellings in Suid-Afrika. Die oorsig hierbo toon egter ook dat die hele kwessie van taalvaardigheid, en die rol dáárvan in die bevordering van akademiese geletterdheid, tot hiertoe nie beleidsmatig gehanteer word nie en as ’t ware die achilleshiel van akademiese taalbeleidsvorming geword het.

Vervolgens sal nagegaan word in welke mate die ontplooiing van institusionele beleid hierdie tekortkoming omtrent taalvaardigheid oorbrug.

## Institusionele taalbeleid

Op kenmerkend wyse onderskei bestaande taalbeleidsoorsigte tussen die rol van kerntekste by die aanloop tot die formulering van die LPHE, en die betrokke dokumente se uitwerking sedert die bekendstelling van die gemelde beleid in 2002.

Wat betref die aanloop tot die LPHE-formulering identifiseer outeurs meestal die volgende bepalende tekste:

— die *Higher Education Act* (RSA 1997), soos gewysig (RSA 2016);

— die *National Plan for Higher Education* (MoE 2001);

— die *Language Policy Framework for South African Higher Education* (CHE 2001a); en

— die sogenaamde Gerwel-verslag[4], naamlik die *Report to the Minister of Education AK Asmal by the Informal Committee Convened to Advise on the Position of Afrikaans in the University System* (ICAUS 2002).

Elk van hierdie dokumente bevat belangrike beleidsbepalende elemente, wat vervolgens saaklik opgesom word.

— Die wet vereis van universiteitsrade om ’n taalbeleid te formuleer in ooreenstemming met die beleid wat die betrokke minister bepaal (in die onderhawige geval: die LPHE).

— Die nasionale plan moedig die ontwikkeling van programme in gemarginaliseerde studievelde aan, waarby die sogenaamde “Afrikatale” (Sintoetale) ingesluit word. Dít voorsien ’n gepaste taalbeleidsraamwerk, waardeur onder meer verhoed sal word dat taalgebondenheid ’n hindernis tot toegang tot hoër onderwys is.

— Die CHE se voortvloeiende taalbeleidsraamwerk voldoen aan die implikasies hiervan en benadruk die belang daarvan dat hoëronderwysinstellings ’n taalbeleid aanvaar wat toegang tot en vaardigheid in die onderrigtale sal verseker. Terselfdertyd word kommer uitgespreek oor die lae status van die Sintoetale in die akademiese omgewing.

— Die Gerwel-verslag beklemtoon die belang daarvan om Afrikaans as nasionale bate te behou en beveel te dien einde aan dat dié taal aan twee universiteite (een in die suide en een in die noorde van Suid-Afrika) as onderrigtaal verskans word – uiteraard sonder om uitsluiting te bewerkstellig.

Die volgende vier tekste behoort egter ook oorweging te geniet het in die aanloop tot die LPHE:

— die sogenaamde Langtag-verslag, oftewel *Towards a National Language Plan for South Africa* (LANGTAG 1996);

— die *Education White Paper 3: A Programme for the Transformation of Higher Education* (DoE 1997);

— die CHE se voorstel aan die onderwysdepartement, naamlik *A New Academic Policy for Programmes and Qualifications in Higher Education* (CHE 2001b); en

4 Vernoem na die voorsitter van die betrokke komitee, professor Jakes Gerwel.

— die onderwysdepartement se voortspruitende konsepbeleidsdokument, *A New Academic Policy for Programmes and Qualifications in Higher Education* (DoE 2002).

Die eersgenoemde twee tekste bevat sentimente wat aansluit by die gedagtegang in die meeste van die eerder vermelde tekste.

— Die Langtag-verslag identifiseer taalkriteria vir toegang tot hoër onderwys en vaardigheid in Afrikaans en Engels (as destydse voertale in hoër onderwys) as ’n kernprobleem. In dié verslag word ook gewys op die noodsaak vir die aanwending van die Sintoetale in hoër onderwys; trouens, die bevordering van hierdie tale en hulle ontwikkeling word daarin aanbeveel met die oog op implementering in 2010!
— Die *Witskrif* beklemtoon die ontwikkeling van akademiese tale.
— Die laasgenoemde twee tekste bevat egter ietwat teenstrydige voorstelle, naamlik deur dit as ’n vereiste te stel dat alle graadsertifikate in Engels uitgereik moet word – ’n direktief wat die dominante sigbaarheid van Engels verskans. As kompromie word vertalings in ’n ander Suid-Afrikaanse taal of in Latyn (!) toegelaat. Omtrent toelating word voorgestel dat universiteite addisionele taalvereistes kan bepaal. Uiteindelik bevat die voortvloeiende *Higher Education Qualifications Framework* (DoE 2007) ’n meer genuanseerde bepaling omtrent die taal van kwalifikasies. Die voorstelle oor addisionele taalbepalings is egter nooit gewettig nie.

Wesenlik volg die beleidmakers – in hierdie geval: hoofsaaklik die voormalige onderwysdepartement en die CHE (met ’n enkele bydrae deur die voormalige Departement Kuns, Kultuur, Wetenskap en Tegnologie) – ’n versoenende benadering deur Engels en Afrikaans as onderrigtale vir hoër onderwys te behou, maar die belang van die Sintoetale as bykomende onderrigtale te beklemtoon. Opvallend word ook klem gelê op taalvaardigheid in die twee bestaande onderrigtale. ’n Hiermee teenstrydige denkrigting skemer deur in die proklamering van Engels as sertifiseringstaal vir kwalifikasies – ’n denkrigting wat verskillende grade van voorskriftelikheid insluit: vanaf streng voorskriftelik (met toegewings betreffende die gebruik van ’n tweede amptelike taal, naamlik Afrikaans, as alternatiewe onderrigtaal), tot minder voorskriftelik wat betref die gebruik van die Sintoetale.

Die onderhawige taalsentimente vind grootliks neerslag in die kernbepalings van die LPHE, spesifiek met betrekking tot die erkenning van Engels en Afrikaans as die onderrigtale in hoër onderwys (en die vooruitsig dat die Sintoetale mettertyd

in hierdie verband toegevoeg en dienooreenkomstig ontwikkel sal word): dat onderrigsteun in hierdie tale verleen sal word en dat meertalige beleide en praktyke aangemoedig word. Die LPHE wil dat taal- en akademiesegeletterdheid-verwerwingsprogramme tot stand gebring word met die oog op die bevordering van taalvaardigheid "in the designated language(s) of tuition" (MoE 2002: 10). Dit wil egter voorkom asof die LPHE akademiese geletterdheid as geletterdheid in Engels (of Afrikaans) veronderstel.

Wat betref die fase sedert die implementering van die LPHE, lê die bestaande taalbeleidsoorsigte klem op die volgende beleidsvormende tekste:

— die eerste verslag oor die ontwikkeling van die Sintoetale as onderrigtale, naamlik *The Development of Indigenous African Languages as Mediums of Instruction in Higher Education* (MC 2003);
— die belangwekkende *Report of the Ministerial Committee on Transformation and Social Cohesion and the Elimination of Discrimination in Public Higher Education Institutions* (MC 2008);
— die *Report Commissioned by the Minister of Higher Education & Training for the Charter for Humanities and Social Sciences* (DHET 2011a);
— die *Green Paper for Post-school Education and Training* (DHET 2012b); en
— die oprigting van die *Ministerial Advisory Panel on the Development of African Languages in Higher Education* (DHET 2012a).

Wat beleidsbepalende aspekte betref, voer hierdie inisiatiewe beslis die diskoers oor die wenslikheid van die ontwikkeling en aanwending van die Sintoetale as onderrigtale in hoër onderwys verder – soos deur Maseko (2014) benadruk.

— Die 2003-verslag doen onder meer aan die hand dat 'n langtermyntaalplan vir die Sintoetale opgestel word; dat voldoende hulpbronne en steun hiervoor toegeken word; dat elke hoëronderwysinstelling die verantwoordelikheid kry om op streeksbasis 'n Sintoetaal vir ontwikkelingsdoeleindes te selekteer; en dat kommunikatiewe taalvaardigheid in ten minste een van hierdie tale beloon sal word.
— Die Soudien-verslag beveel aan dat universiteite se implementering van hulle taalbeleid hersien moet word, dat 'n meganisme daargestel word om implementering te moniteer en dat universiteite nou pertinent versoek word om verslag te doen oor twee taalkwessies: hulle verbintenis tot meertaligheid en hulle bydrae tot die ontwikkeling van die Sintoetale vir akademiese (onderrig-en-leer-) doeleindes.

— Die verslag oor die handves vir die geesteswetenskappe stel ’n aantal konkrete intervensies voor wat die belang van die “inheemse tale” en van ’n grondige bewustheid van taal binne die kurrikulum daadwerklik bevestig.
— Die *Groenskrif* bevat weer drie konkrete voorstelle oor die rol van die Afrikatale aan universiteite, te wete: dat vaardigheid in hierdie tale ’n vereiste moet word by professionele opleiding, en in ieder geval in hierdie verband aangemoedig word; en dat onderwyseropleiding op huistaalonderwys gerig moet word.
— Die oprigting van die ministeriële adviespaneel oor die ontwikkeling van die Sintoetale in hoër onderwys op 10 Februarie 2012 voer die 2003-inisiatief sigbaar verder. Hulle verslag, wat eers in 2015 beskikbaar gekom het en nie in bestaande oorsigte behandel is nie, kom ondertoe aan die beurt.

Maseko (2014: 34) beklemtoon dat al hierdie aanbevelings ’n verskuiwing inhou wat betref die verhoging in status en die uitbreiding van die gebruik van die Sintoetale binne hoëronderwysverband.

Tekste uit die periode tussen 2002 en 2017 (die datum van die hersiene LPHE) behoort egter ook oorweeg te word. Dit sluit die volgende in:

— die Pan-Suid-Afrikaanse Taalraad se *Guidelines on the Layout of a Language Policy Document for Institutions for Higher Education* (PanSALB 2003);
— die CHE (2004a) se *Improving Teaching and Learning (ITL) Resources*;
— die Departement van Hoër Onderwys en Opleiding (DHOO) se verslag oor sy eerste belanghebbersberaad oor transformasie in hoër onderwys van April 2010 (DHET 2010);
— die DHOO se *Policy on the Minimum Requirements for Teacher Education Qualifications* (DHET 2011b);
— die oprigting van die ministeriële oorsigkomitee oor transformasie aan openbare Suid-Afrikaanse universiteite (DHET 2013a);
— die *Report of the Ministerial Committee for the Review of the Funding of Universities, October 2013* (MCRFU 2013);
— die *White Paper on Post-Secondary School Education and Training. Building and Expanded, Effective and Integrated Post-School System* (DHET 2013b);
— die DHOO se verslag oor die tweede hoëronderwysberaad oor transformasie van Oktober 2015 (DHET 2015a);

— die tweede verslag oor die ontwikkeling van die Sintoetale as onderrigtale, naamlik die *Report on the Use of African Languages as Mediums of Instruction in Higher Education* (DHET 2015c).

Die inhoudelike verskil tussen wat verslae en wetlike tekste omtrent taalbeleid bevat, val op.

— Pansat se teks bevat tegniese riglyne oor die inhoud van ’n taalbeleid vir hoëronderwysinstellings. Die Raad onderskei inhoudelik tussen onderrigtaal en kommunikasietaal en beveel origens die aanwending van ten minste een Sintoetaal vir onderrigdoeleindes baie sterk aan.

— Die CHE se *Improving Teaching and Learning (ITL) Resources* word daarop gemik om hoëronderwysinstellings by te staan in hulle ontwikkeling van interne gehaltebestuurstelsels en in hulle voorbereiding vir institusionele oudits. Die aanduiding van hulpmiddele is op bestepraktykmodelle afgestem. So byvoorbeeld hou die *ITL Resource 4*-uiteensetting (met betrekking tot studente-ontwikkeling en -steun), wat beleid betref, ’n duidelike beleidsverklaring oor die geskikte taal vir onderrig en leer binne ’n meertalige samelewing voor as beste praktyk; wat akademiese geletterdheidsverwerwing betref, ’n goed beredeneerde rasionaal vir akademiese geletterdheidsverwerwingstrategieë, met inbegrip van taalvaardigheid; wat meertaligheid en taalontwikkeling betref, ’n taal- en taalontwikkelingsbeleid ter ondersteuning van meertaligheid; en wat personeelontwikkeling betref, die slyping van die vaardighede van akademiese personeel om ook te kan omgaan met leerders vir wie die instelling se onderrigtaal ’n tweede of selfs derde taal is.

— By die DHOO se 2010-belanghebbersberaad oor transformasie word heelwat besprekingstyd aan die posisie van die Sintoetale gewy en word onder meer besluit dat hoëronderwysinstellings moet bydra tot die ontwikkeling en institusionalisering van hierdie tale as akademiese tale, en dat selfs oorweeg kan word om inskrywing vir kursusse in hierdie tale op eerstejaarsvlak verpligtend te maak.

— Die DHOO se beleid oor die minimumvereistes vir onderwyskwalifikasies bevat ’n veelseggende, maar grootliks verwarrende voetnoot by ’n afdeling wat handel oor vereistes vir die BEd-kwalifikasie (Grondslagfase-onderrig). Dit vereis, enersyds, dat ’n aspirantonderwyser wat beide Afrikaans en Engels as Eerste Addisionele Taal kies, ’n addisionele taal (uitgesluit Engels of Afrikaans) as graadvak aanbied; andersyds word in die vae en nogal verwarrende

bypassende voetnoot, waar dit gaan oor die taalvereistes vir onderwysers wat in beide Engels as Eerste Taal en Engels as Eerste Addisionele Taal wil onderrig gee, gesinspeel daarop dat daar teen aspirantonderwysers gediskrimineer sal word wat Afrikaans neem.

- By die DHOO se 2015-beraad ontlok taalkwessies minder bespreking. Geen rekord bestaan van enige besluite in hierdie verband nie.
- Die oprigting van ’n ministeriële oorsigkomitee oor transformasie in 2013 hou wel beleidsimplikasies in, aangesien van hulle verwag word om jaarliks verslag te lewer oor beleide en praktyke wat ’n uitwerking mag hê op transformasie aan universiteite. Hulle enigste beskikbare verslag, oor die problematiek rondom die institusionele kultuur van Suid-Afrikaanse universiteite en studente se ontevredenheid oor taalbeleide, lewer egter nie enige konkrete voorstelle op nie (DHET 2015b).
- Die verslag oor die befondsing van universiteite bevat ’n hele afdeling waarin die ontwikkeling van die Afrikatale uitvoerig behandel word. Onder meer word studente aangemoedig om ten minste een Sintoetaal as graadvak aan te bied. Voorts word aanbeveel dat addisionele toekennings gemaak word vir die ontwikkeling van die Sintoetale as onderrigtale.
- Die *Witskrif* beklemtoon die belang daarvan om die Sintoetale by formele programme te integreer, ten einde die afname in Afrikataaldepartemente teen te werk. Ook word die strategiese belang van hierdie tale vir universiteite se funksionering benadruk.
- Die tweede verslag oor die ontwikkeling van die Sintoetale as onderrigtale bevat agt aanbevelings, wat grootliks betrekking het op die intellektualisering van die Sintoetale (prestigebeplanning), leksikale modernisering (korpusbeplanning) en die verspreiding van hierdie tale binne akademiese funksies (statusbeplanning).
- Die kern van die Adviespaneel se aanbeveling is dat institusionele taalbeleide voorsiening moet maak vir die aanwending van die Sintoetale as graadvak, as onderrigmedium en as hulpbron by die onderrig- en leerprosesse en dat maatreëls in werking gestel moet word om die implementering van sodanige beleid te moniteer en te evalueer. Voorts beveel hulle aan dat die hele taalontwikkelingsprojek op ‘vennootskapsbasis’ aangepak word (sonder om die gewenste verbintenis te omskryf) en dat voldoende finansiële steun beskikbaar gestel word om onder meer leksikale modernisering asook ’n omvattende vertaalprojek te laat realiseer.

Hierdie bykomende tekste (tot wat in bestaande oorsigstudies op hierdie terrein weerspieël word) versterk die indruk dat daar, wat 'n institusionele beleidsraamwerk betref, onteenseglik 'n aantal beleidsverskuiwings voorkom ten gunste van die institusionalisering van die Sintoetale in die Suid-Afrikaanse hoër onderwys. Daar word wesenlik beweeg na 'n vorm van wetlike verskansing vir die Sintoetale as bykomende onderrigtale in hoër onderwys. Die CHE se *ITL Resources*-uiteensetting, waarin die beste praktyke omtrent taalbeleidskwessies voorgehou word, en die betrokke ministerie se konkrete beleidsingrepe deur middel van die *Witskrif* en die stel van minimumvereistes vir onderwyskwalifikasies, is van die konkrete ingrepe wat groot implikasies vir die taalbedeling in hoër onderwys inhou. 'n Mens sou dus kon verwag het dat die hersiene LPHE die waargenome verskuiwings reflekteer en selfs verder voer.

Afgesien daarvan dat die hersiene uitgawe van die LHPE struktureel nogal drasties van die vorige verskil, merk 'n mens 'n duidelike verskuiwing wat twee kwessies betref. Die hersiene teks vereis van hoëronderwysinstellings om hulle taalbeleide te hersien, naamlik met die versterking van die rol van inheemse tale in onderrigmediumverband en 'n verhoging in hulle status in gedagte (DHET 2017: 12). Derhalwe bevat die hersiene LHPE-teks enkele konkrete maatreëls met betrekking tot die aanwending van die Sintoetale, onder meer dat universiteite moet diversifiseer wat onderrigtale betref en "inheemse amptelike tale" vir hierdie doeleinde moet "insluit" (opvallend genoeg: "bykomstig tot Engels"), dat amptelike kommunikasiemateriaal in ten minste drie tale beskikbaar gestel moet word en dat meertalige beleide aanvaar moet word waarin pertinent voorsiening gemaak word vir die intellektualisering van die Sintoetale. Dat die hersiene LPHE dus die waargenome verandering in taalbeleiddenke reflekteer, is nie te betwyfel nie. Die ministeriële komitee belas met die hersiening van die befondsing van universiteite som hierdie taalbeleidsverskuiwing soos volg op:

> There is a clear policy shift and government support in favour of the development of multilingualism. (MCRFU 2013: 283)

Desondanks bevind dieselfde komitee uiteindelik dat die oorskakeling na 'n Sintoetaal as onderrigtaal besonder duur sal wees. Volgens hulle sal dit meer realisties wees om byvoorbeeld kursusse in hierdie tale by kwalifikasies in te sluit en om taalontwikkelingsentra op te rig. Hierdie terugkrabbeling bring 'n mens ten slotte terug by die vraag tot watter mate *akademiese* taalbeleid ook in oorweging gebring word. Hierdie kwessie word in die volgende afdeling bekyk.

## Bespreking

Vir die doeleindes van hierdie studie is uitgegaan van, enersyds, die bevindings waartoe die 2008 Soudien-verslag omtrent die "taalprobleem" in hoër onderwys gekom het; andersyds van die aanbevelings hieromtrent waarin beleidsintervensies geïmpliseer word, synde dat universiteite 'n meertalige benadering moet volg met betrekking tot institusionele kommunikasie én akademiese geletterdheid. By implikasie word 'n gemengde taalbeplanningsbenadering deur sulke aanbevelings voorsien, te wete statusbeplanning met betrekking tot institusionele kommunikasie sowel as verwerwingsbeplanning met betrekking tot beide akademiese geletterdheidsverwerwing (as taalbeplanningsdoelwit) en akademiese taalverwerwing (hetsy van die huistaal óf addisionele taal as onderrigtaal). Die riglyne hieromtrent wat die CHE in hulle 2004-handleiding aan die hand doen, bevestig dat inderdaad van universiteite verwag word om deur middel van taalbeleidsvorming op hierdie uitdagings te reageer en dat 'n geïntegreerde aanpak inderdaad veronderstel word.

In die onderhawige ondersoek is egter relatief min getuienis gevind van 'n verwerkliking van sodanige geïntegreerde benadering in universiteitsbeleidstellings in ons land. Uit die ondersoek het dit ook duidelik geword dat dié diskrepansie te wyte is aan die feit dat twee naaslopende beleidstrominge hulle invloed laat geld. Die een word gedryf deur universiteite self en is gekoppel aan wat as die akademiese ontwikkelingsbeweging (gemik op akademiese geletterdheidsverwerwing) bekendstaan; die ander deur die DHOO soos dit gekoppel staan aan wat as 'n taalontwikkelingsbeweging getipeer kan word. Daar is vasgestel dat akademiese geletterdheidsverwerwing hoofsaaklik binne die akademiese geletterheidsbeweging aandag geniet, en dat met die oog hierop verskeie beleidsinisiatiewe onderneem word, toenemend gepaardgaande met finansiële steun deur die nasionale owerheid self. Trouens, 'n mens kan oortuigend bevind dat akademiese geletterdheidsverwerwing tans aan die meeste Suid-Afrikaanse universiteite geïnstitusionaliseer is.

Voorts is vasgestel dat – as 'n resultaat van die taalontwikkelingsbeweging, wat na die inwerkingstelling van die LPHE in 2002, en sedert die 2003-ondersoek na die ontwikkeling van die Sintoetale in hoër onderwys, op gang gekom en gekulmineer het in die drasties gewysigde LPHE – die klem val op die ontwikkeling en gebruik van hierdie tale as *alternatiewe akademiese tale*. Bevorderaars van hierdie beweging kan, ten spyte van 'n verskeidenheid inisiatiewe, egter nog nie daarop aanspraak maak dat die Sintoetale inderdaad as alternatiewe akademiese tale geïnstitusionaliseer geraak het nie.

Die opvallende ooreenkoms tussen hierdie twee beleidstrominge is dat beide faal daarin om ’n direkte koppeling te vind met die strategies belangrike doelwit van taalverwerwingsbevordering. Wat die akademiese ontwikkelingsbeweging betref, blyk dit dat daar tog op toenemende wyse stemme opgaan oor die kritieke belang van taalvaardigheid by die verwerwing van akademiese geletterdheid in die onderrigtaal as addisionele taal. Nietemin bestaan daar nog nie enige beleidsdokumente wat hierdie krities belangrike verband uitspel en propageer nie. Terselfdertyd het uit bostaande dokumentbesprekings geblyk dat daar binne die taalontwikkelingsbeweging nie eens sprake is van so ’n verbandlegging nie. Verskeie dokumente propageer die belang van die aanwending van die Sintoetale as alternatiewe akademiese tale, maar trek die implikasie hiervan nie sigbaar deur na taalvaardigheid en geletterdheid as meelopende doelwitte nie. Die jongste weergawe van die LPHE is miskien die beste voorbeeld van hierdie onvermoë/onwilligheid om die strategies belangrike beleidskoppeling te maak. Weliswaar verteenwoordig die taalreëlings wat hierdie konsepbeleidstelling met betrekking tot die Sintoetale tref, ’n betekenisvolle verskuiwing in vergelyking met die 2002-weergawe van die beleid, waarin Engels en Afrikaans nog voorop gestel word – maar dit koppel steeds, en selfs meer pertinent as voorheen, akademiese geletterdheid aan Engels as voertaal. Sodoende versterk die jongste weergawe van die LPHE die opvatting dat akademiese geletterdheid gelyk te stel is aan geletterdheid in Engels.

## Slotsom

In hierdie ondersoek is gepoog om, aan die hand van ’n studie van relevante beleidsdokumentasie, na te speur watter benadering gevolg is en word met betrekking tot taalbeleidsvorming en taalbeplanning in die Suid-Afrikaanse hoëronderwyssektor. Sodanige vasstelling kan help om lig te werp op bepaalde implementeringskwessies. Die bevindings van die ondersoek suggereer dat daar nie enige sprake kan wees van die meertalige benadering tot akademiese geletterdheid wat in die Soudien-verslag as een van die oplossings vir die reusetaalprobleem aan universiteite voorgehou word nie – nóg by die taalontwikkelingsbeweging, nóg by die akademiese ontwikkelingsbeweging, beide waarbinne hiertoe gestreef word. Binne beide bewegings gaan dit, so is gesien, uiteindelik oor die bevordering van akademiese geletterdheid in *Engels*. Die betrokke besluitnemers besef daar is ’n taalskroef los, en dat (Engelse) taalintervensies tot hiertoe nie geslaagd was nie, maar sonder om die logiese volgende stap te neem deur die aangewese koppeling

te maak tussen akademiese geletterdheid en akademiese taalvaardigheid in die aanbevole taal wat skynbaar as alternatiewe akademiese taal ontwikkel behoort te word.

Aangesien geletterdheidsverwerwing, wesenlik bedoelende geletterdheidsverwerwing in Engels, die uiteindelike doelwit van die akademiese ontwikkelingsbeweging is, kan 'n mens die inisiatiewe met die oog daarop sekerlik as taalverwerwingsbeplanning bestempel. So 'n siening stel ondersoekers dan in staat om die hele beplanningsaksie in hierdie lig te evalueer en om meer noukeurig te probeer vasstel waar die aksie skeefloop en waarom die taalprobleme wat die Soudien-verslag te berde gebring het, nie opgelos raak nie. Súlke studies is nog nie in Suid-Afrika onderneem nie.

Al bestaan daar 'n intensie by die taalontwikkelingsbeweging om die Sintoetale as akademiese tale te ontwikkel en te laat aanwend, kan die inisiatiewe hieromtrent nie insgelyks as taalverwerwingsbeplanning gesien word nie. In hierdie stadium kan hoogstens gepraat word van inisiatiewe ter intellektualisering van hierdie tale, wat met prestigebeplanning saamhang. 'n Mens kan ook taalverspreiding as doelstelling van hierdie beweging identifiseer, naamlik deurdat studente aangemoedig word om die Sintoetale as graadvakke aan te bied – en waardeur eweneens 'n koppeling met statusbeplanning bewerkstellig kan word.

Op grond van waaroor in hierdie hoofstuk verslag gelewer is, kan voorlopig bevind word dat die hele Sintoetaalprojek eers vastrapplek sal begin kry as die betrokke besluitnemers die kritieke verband insien tussen akademiese geletterdheid en taalvaardigheid in hierdie tale. Sodanige persone en instellings sal voorts Liddicoat (2007b: 25) se standpunt oor die oordraagbaarheid van akademiese geletterdheid hulle denke hieroor moet laat onderlê, naamlik dat, in die onderhawige geval, geletterdheid in 'n Sintoetaal geredeliker toegang kan bewerkstellig tot geletterdheid in Engels. Met betrekking tot laasgenoemde kan dit nuttig wees om in die toekoms studies te onderneem oor die prestasie (of gebrek daaraan) van Afrikaanssprekende studente wat toenemend verplig word om hulle universiteitstudie in Engels te onderneem.

*Universiteit van die Vrystaat*

# Bronnelys


Baker, S. & Irwin, E. 2015. *A National Audit of Academic Literacies Provision in Enabling Courses in Australian Higher Education (HE). Report Compiled for the Association of Academic Language & Learning.* Newcastle: English Language and Foundation Studies Centre & Centre for Excellence for Equity in Higher Education, University of Newcastle Australia.

Balfour, R.J. 2017. English only at varsity is not a remedy. *Mail&Guardian*, 26 Mei 2017.

Boughey, C. 2009. Extended Programmes at Rhodes University (geplaas op 15 September 2009). https://www.ru.ac.za/media/rhodesuniversity/content/institutionalplanning/documents/Extended%20Programmes%20at%20RU%20chrissie%20boughey%20150909.pdf. [6 Junie 2018].

Boughey, C. 2010. *Academic Development for Improved Efficiency in the Higher Education and Training System in South Africa.* Midrand: Development Bank of Southern Africa.

Boughey, C. 2013. What are we thinking of? A critical overview of approaches to developing academic literacy in South African higher education. *Journal for Language Teaching*, 47(2):25–42. https://doi.org/10.4314/jlt.v47i2.2

CHE (Council on Higher Education). 2001a. *Language Policy Framework for South African Higher Education. July 2001.* Pretoria: Council on Higher Education.

CHE. 2001b. *A New Academic Policy for Programmes and Qualifications in Higher Education. Discussion Document, December, 2001*. Pretoria: Council on Higher Education.

CHE. 2004a. *Improving Teaching and Learning (ITL) Resources*. Pretoria: Council on Higher Education.

CHE. 2004b. *South African Higher Education in the First Decade of Democracy. November 2004.* Pretoria: Council on Higher Education.

CHE. 2010. Access and throughput in South African higher education: Three case studies. *HE Monitor No. 9, March 2010.* Higher Education Monitor, Pretoria: Council on Higher Education.

CHE Task Team on Undergraduate Curriculum Structure. 2013. *A Proposal for Undergraduate Curriculum Reform in South Africa: The Case for a Flexible Curriculum Structure. Discussion Document, August 2013.* Pretoria: Council on Higher Education.

Coleman, J.A. 2006. English-medium teaching in European Higher Education. *Language Teaching,* 39(1):1–14. https://doi.org/10.1017/S026144480600320X

Cummins, J. 2000. *Language, Power, and Pedagogy: Bilingual Children in the Crossfire.* Clevedon/Buffalo/Sydney/Toronto: Multilingual Matters Ltd. https://doi.org/10.21832/9781853596773

Desai, Z. 2016. Learning through the medium of English in multilingual South Africa: enabling or disabling learners from low income contexts? *Comparative Education*, 52(3):343-358. https://doi.org/10.1080/03050068.2016.1185259

DHET (Department of Higher Education & Training). 2010. Report on the Stakeholder Summit on Higher Education Transformation Called by the Minister of Higher Education and Training, Dr Blade Nzimande 22-23 April 2010. http://www.dhet.gov.za/summit/Docs/General/he_transformation_summit_report.pdf [12 Mei 2016].

DHET. 2011a. *Report Commissioned by the Minister of Higher Education & Training for the Charter for Humanities and Social Sciences. Final Report, 30 June 2011*. Pretoria: Department of Higher Education & Training.

DHET. 2011b. *Policy on the Minimum Requirements for Teacher Education Qualifications, National Qualifications Framework Act 6 of 2008*. Pretoria: Government Gazette.

DHET. 2012a. *Ministerial Advisory Panel on the Development of African Languages in Higher Education*. Pretoria: Government Gazette.

DHET. 2012b. *Green Paper for Post-school Education and Training*. Pretoria: Department of Higher Education & Training.

DHET. 2013a. *Ministerial Oversight Committee on Transformation in the South African Public Universities*. Pretoria: Government Gazette.

DHET. 2013b. *White Paper on Post-Secondary School Education and Training. Building and Expanded, Effective and Integrated Post-School System. As Approved by Cabinet on 20 November 2013*. Pretoria: Department of Higher Education & Training.

DHET. 2015a. *The 2015 Durban Statement on Transformation in Higher Education* (geplaas op 17 October 2015). http://www.dhet.gov.za/summit/Docs/2015Docs/2015%20Durban%20HE%20Transformation%20Summit%20Statement.pdf [12 Mei 2016].

DHET. 2015b. *The Transformation of South African Higher Education. Concept Paper Prepared for the Second National Higher Education Transformation Summit, 2015.* http://www.dhet.gov.za/summit/Docs/2015Docs/Annex%208_TOC_Transformation%20of%20SA%20HE.pdf [12 Mei 2016].

DHET. 2015c. *Report on the Use of African Languages as Mediums of Instruction in Higher Education.* Pretoria: Department of Higher Education and Training.

DHET. 2017. *Draft Language Policy for Higher Education*. Pretoria: Department of Higher Education and Training.

DHET. 2018. Call for comments on the Revised Language Policy for Higher Education, 2017. *Government Notices*, 23 Februarie 2018.

DoE (Department of Education). 1997. *Education White Paper 3: A Programme for the Transformation of Higher Education*. Pretoria: Department of Education.

DoE. 2002. *A New Academic Policy for Programmes and Qualifications in Higher Education, January 2002*. Pretoria: Department of Education.

DoE. 2007. *The Higher Education Qualifications Framework*. Pretoria: Government Gazette.

Du Plessis, T. 2010. Language planning from below: the case of the Xhariep District of the Free State. *Current Issues in Language Planning*, 11(2):130–151. https://doi.org/10.1080/14664208.2010.505069

FFC (Financial and Fiscal Commision). 2013. *Budget Review of Public Universities in South Africa*. Pretoria: Financial and Fiscal Commision.

Herbert, R.K. 1992. Language in a divided society. In Herbert, R.K. (ed.). *Language and Society in Africa: The Theory and Practice of Sociolinguistics*. Johannesburg: Witwatersrand University Press, pp. 1–19.

Hurst, E. 2015. 'The thing that kill us': student perspectives on language support in a South African university. *Teaching in Higher Education*, 20(1):78–91. https://doi.org/10.1080/13562517.2014.957269

ICAUS (Informal Committee Convened to Advise on the Position of Afrikaans in the University System). 2002. *Report to the Minister of Education AK Asmal by the Informal Committee Convened to Advise on the Position of Afrikaans in the University System.* Pretoria: Ministry of Education.

Johnson, D.C. 2015. Intertextuality and language policy. In Hult, F.M. & Johnson, D.C. (eds.). *Research Methods in Language Policy and Planning*. Chichester: John Wiley & Sons, pp. 166–180. https://doi.org/10.1002/9781118340349.ch15

Kamwendo, G.; Hlongwa, N.; & Mkhize, N. 2014. On medium of instruction and African scholarship: The case of Isizulu at the University of Kwazulu-Natal in South Africa. *Current Issues in Language Planning*, 15(1):75–89. https://doi.org/10.1080/14664208.2013.858014

Kaplan, R.B. & Baldauf, R.B. (Jr.). 1997. *Language Planning from Practice to Theory.* Clevedon: Multilingual Matters.

Kaplan, R.B. & Baldauf, R.B. Jr. 2003. *Language and Language-in-Education Planning in the Pacific Basin.* Dordrecht/Boston/London: Kluwer Academic Publishers. https://doi.org/10.1007/978-94-017-0145-7

Klapwijk, N. & Van der Walt, C. 2016. English-Plus multilingualism as the new linguistic capital? Implications of university students' attitudes towards languages of instruction in a multilingual environment. *Journal of Language, Identity & Education*, 15(2):67–82. https://doi.org/10.1080/15348458.2015.1137475

Laga Ramoupi, N. L. 2014. African languages policy in the education of South Africa: 20 years of freedom or subjugation? *Journal of Higher Education in Africa*, 12(2):53–93.

LANGTAG (Language Plan Task Group). 1996. Overview, recommendations and executive summary. In Department of Arts, Culture, Science & Technology (ed.). *Towards a National Language Plan for South Africa. Final Report of the Language Plan Task Group (LANGTAG). Presented to the Minister of Arts, Culture, Science and Technology, Dr. B.S. Ngubane, 8 August 1996.* Pretoria: Department of Arts, Culture, Science & Technology, pp. 1–18.

Lauridsen, K. M. 2013. *Higher Education Language Policy. Report of the CEL-ELC Working Group, January 2013.* Brussel: Conseil Européen pour les Langues / European Language Council.

Liddicoat, A.J. 2007a. Introduction: Literacy and language planning. In Liddicoat, A. J. (ed.). *Language Planning and Policy. Issues in Language Planning and Literacy*. Clevedon/Buffalo/Toronto: Multilingual Matters, pp. 1–12. https://doi.org/10.21832/9781853599781-002

Liddicoat, A.J. 2007b. Language planning for literacy: Issues and implications. In Liddicoat, A. J. (ed.). *Issues in Language Planning and Literacy*. Clevedon: Multilingual Matters, pp. 13–29. https://doi.org/10.21832/9781853599781-003

Liddicoat, A.J. 2016. Language planning in universities: teaching, research and administration. *Current Issues in Language Planning*, 17(3-4):231–241. https://doi.org/10.1080/14664208.2016.1216351

Madiba, M. 2004. "Treading where angels fear most": The South African Government's new language policy for Higber Education and its implications. *Alternation*, 11(2): 023–1757.

Madiba, M. 2010. Towards multilingual higher education in South Africa: the University of Cape Town's experience. *The Language Learning Journal*, 38(3):327–346. https://doi.org/10.1080/09571736.2010.511776

Madiba, M. 2013. Multilingual education in South African universities: Policies, pedagogy and practicality. *Linguistics and Education*, 24(2013):385–395. https://doi.org/10.1016/j.linged.2013.09.002

Maseko, P. 2014. Multilingualism at work in South African higher education: From policy to practice. In Hibbert, L. & Van der Walt, C. (eds.). *Multilingual Universities in South Africa. Reflecting Society in Higher Education*. Bristol/Buffalo/Toronto: Multilingual Matters, pp. 28–45. https://doi.org/10.21832/9781783091669-005

MC (Ministerial Committee). 2003. *The Development of Indigenous African Languages as Mediums of Instruction in Higher Education. Report Compiled by the Ministerial Committee Appointed by the Ministry of Education in September 2003.* Pretoria: Department of Education.

MC. 2008. *Report of the Ministerial Committee on Transformation and Social Cohesion and the Elimination of Discrimination in Public Higher Education Institutions. 30 November 2008. Final Report.* Pretoria: Department of Education.

MCRFU (Ministerial Committee for the Review of the Funding of Universities). 2013. *Report of the Ministerial Committee for the Review of the Funding of Universities, October 2013.* Pretoria: Department of Higher Education and Training.

MoE (Ministry of Education). 2001. *National Plan for Higher Education*. Pretoria: Department of Education.

MoE. 2002. *Language Policy for Higher Education. November 2002.* Pretoria: Department of Education.

MoE. 2003. *Funding of Public Higher Education*. Pretoria: Government Gazette.

Nkuna, P.H. 2017. Language policy execution. The case of South African universities. In Mukerji, S. & Tripathi, P. (eds.). *Handbook of Research on Administration, Policy, and Leadership in Higher Education*. Hershey: IGI Global, pp. 220–255. https://doi.org/10.4018/978-1-5225-0672-0.ch011

PanSALB (Pan-South African Language Board). 2003. *Guidelines on the Layout of a Language Policy Document for Institutions for Higher Education*. Pretoria: Pan-South African Language Board.

RSA (Republic of South Africa). 1997. *Higher Education Act 101 of 1997*. Pretoria: Government Gazettes.

RSA. 2016. *Higher Education Amendment Act 9 of 2016*. Pretoria: Government Gazette.

Scholtz, D. 2012. Using the National Benchmark Tests in Engineering diplomas: revisiting generic academic literacy. *Journal for Language Teaching,* 46(1):46–58. https://doi.org/10.4314/jlt.v46i1.3

Scott, I.; Yeld, N; & Hendry, J. 2007. A case for improving teaching and learning in South African higher education. Research paper prepared for the Council on Higher Education. *Higher Education Monitor 6,* Oktober 2007.

Sebolai, K. 2016. Distinguishing between English proficiency and academic literacy in English. *Language Matters*, 47(1):45–60. https://doi.org/10.1080/10228195.2015.1124281

Shay, S.; Wolff, K.; & Clarence-Fincham, J. 2016. *New Generation Extended Curriculum Programmes: Report to the DHET.* Cape Town: University of Cape Town.

Turner, N. & Wildsmith-Cromarty, R. 2014. Challenges to the implementation of bilingual/multilingual language policies at tertiary institutions in South Africa (1995-2012). *Language Matters,* 45(3):295–312. https://doi.org/10.1080/10228195.2014.961525

Van der Walt, C. 2004. The challenge of multilingualism: in response to the language policy for higher education. *South African Journal of Higher Education,* 18(1):140–152. https://doi.org/10.4314/sajhe.v18i1.25434

Van der Walt, C. & Dornbrack, J. 2011. Academic biliteracy in South African higher education: strategies and practices of successful students. *Language, Culture and Curriculum,* 24(1):89–104. https://doi.org/10.1080/07908318.2011.554985

Volbrecht, T. 2003. The story of South African academic development in international perspective: have we lost the plot? *South African Journal of Higher Education,* 17(2):110–117. https://doi.org/10.4314/sajhe.v17i2.25304

Wilson-Strydom, M. 2012. Using the NBTs to inform institutional understandings of 'under-preparedness': Implications for admissions criteria. *South African Journal of Higher Education,* 26(1):136–152.

*Tussenspel 5*

# Twee klaarpraatgedigte

## Ernest Hemingway

deur Johann de Lange

> A journey to where the semicolon meets the soul.
> (Ursula K. Le Guin)

Papa Hemingway
hou van sy sinne
kort, & sy vroue
jonk. Hy hou van jag,
in die oomblik leef.
Geen komplikasies,
komma- of dubbel-
punte, lang sinne
met slu bysinne.

Liewer sy sinne
wegblaas as oud word,
’n dronk rokjagter
wat tye verwar…
’n Lewenslange
vonnis kortgeknip
met die knal van ’n
koeëlronde ruspunt.

## Die neukery met *nie*

### deur Bernard Odendaal

> [...] die ontkenningspatroon in Afrikaans [is] 'n probleem waarna taalkundiges steeds weer terugkeer. (Waher, 1988)

Dié nie-nie-nuk,
dié ge-nee-nee-kopskud van ons Afrikaanse mense darem ....

Jy kan so te sê niks doen onder ons nie
– nie niksdoen nie, nie onderons nie, nie eers bekhou nie –
as jy wil h'n-'n daaroor, moet jy die- én daaikant, kop- tot stertkant, *nie*.

Bou jy enkelvoudig sin,
plant jy selfstaanwerkwoorde in die teenwoordige tyd
– ja, selfs al neweskik jy (maar beskeie) –
kan jy wegkom met kortomme:
Vergeet dit *nie*.
Die kind leef *nie*. Hy sterf ook *nie*.
(Die teensprekery hou die angel eers nog in.)

Moet jy egter hulp- of koppelwerkwoord bysleep,
gaan die dubbelnie's aan 't rinkel soos oorringe
van die kopskud:
Moe*nie* vergeet *nie*;
die kind is *nie* dood *nie*.

Slaan jy daarvandaan af met jou sinsoek watter koers ook in:
agter elke tweede bos hiert en skarrel die ontkenningspare.

Vanwaar dié Gehasie,
weet niemand. Eintlik: Weet niemand *nie*.
Wat, só geklemplaas, dalk wil sê:
Almal wat kom her en der het hier, van heinde en ver,
had dalk die smaak vir nietjies in die kies –
die poliglottiese getong plots tastend na óú nadrukke.

Van toe af sê ons nie *niemand* óf *nêrens*
óf *nooit as te nimmer* sonder so ’n agteros van ’n *nie* nie.
Ons *niks* nie eers sonder hom nie.

Dis soos streeptrek deur iets –
om dit hoek-tot-kant te niets.
Byvoorbeeld (daad by woord!):
Nié ~~slegs blankes nie;~~
g’n ~~ons hier, julle daar se ou aparthou~~ meer nie.
’n Mens kan dus ook daarmee pleit:
G’n nuwe ~~jammer-maar-nie-jy-nie in transformasiebaadjie~~ nie.
Of: ’Seblief tog nie ~~alweer die alles, alles Engels~~ nie!

Die geneuk met nie laat dink aan tangkonstruksies:
sinsbougreep wat daarna maak om, sê, die ongewenste ín te vat –
of die onmisbare, onbesitte, ongekende te omhels,
die nieë soos arms (wat kan lyk op knieë!) oopgegooi:
Die wêreld is *nie* jou woning *nie*.
Slegs as jy stoer soos Totius glo, geluk dit mín ontkenningskop.
Die slotsê blý van *nie*.

Behalwe by ou Niet.
Bynaam: Lakoniek.
Hom nie ’n mens verniet.
Sy verdwyn staan soewerein.
Jy word tot sý enkelheid inge-
gravitasie-
stort,
ontkenningskaboedel en al
skoonveld.

Hoofstuk 6

# Geskiedskrywing en beskrywing van Afrikaans: Wat is daar nog te sê?[1]

deur W.A.M. Carstens

> Historiese kennis is [...] nie bloot die "objektiewe registrasie" van wat koud klinies in die verlede gebeur het, afgesien van enige waarde-oordeel wat tans daaroor gevel word nie. Historiese kennis is kennis waarin ons noodwendig ons huidige waardes en norme laat meespreek in wat ons bevind of vasstel. *Geskiedenis handel, ironies genoeg, net soveel oor wie ons in die hede is as oor ons verlede*. (Prof. Anton van Niekerk, aangehaal deur Brümmer 2018; kursivering deur hoofstukouteur)

> Kom ons voer 'n oop gesprek oor die verlede, die hede en die toekoms. *Wees akkuraat en genuanseerd oor die verlede*, want niemand was nét goed of nét sleg nie. (Scholtz 2018; kursivering deur hoofstukouteur)

1 Hierdie bydrae is gebaseer op 'n lesing (getitel "Is daar nog iets te sê oor Afrikaans (se verlede)?") wat gelewer is as die derde E.B. van Wyk-gedenklesing aan die Universiteit van Johannesburg op 25 Julie 2018.

Navorsing met die oog op die boeketweeluik *Die storie van Afrikaans* (deel 1 gepubliseer in 2017, deel 2 in 2019)[2] het sommige kommentators laat wonder of daar in die lig van die doelwit daarmee, naamlik om 'n omvattende en geïntegreerde geskiedenis[3] oor Afrikaans se ontstaanswortels en groei te skryf, nog 'iets' is om oor Afrikaans se verlede en hede te vertel.[4] 'n Onlangse publikasie van Jaap Steyn, "*Ons gaan 'n taal maak": Afrikaans sedert die* Patriot-*jare* (2014), maak die vraag besonder relevant, juis omdat Steyn se boek so omvattend is wat die onderwerp betref.

As 'n mens al die publikasies oor Afrikaans as taal se geskiedenis (intern en ekstern) in ag neem, sou jy kan dink dat alles nou al naastenby gesê is; dat Afrikaans se verlede al uitgepak is, en dat dit van hoek tot kant bekyk is. Die resultate van die navorsingsprojek wat met die oog op die genoemde boeketweeluik aangepak is, maak dit egter duidelik dat die prentjie van Afrikaans nog lank nie volledig vertel is nie; dat daar nog verskeie gapings is wat gevul (of invullings wat aangepas) moet word ten einde die verhaal van die taal vollediger voor te stel.

Van hierdie gapings berus op (valse óf geldige) persepsies aangaande die onderwerp; op gebrekkige, tydsgebonde of verouderde navorsing daaraangaande; op die verswyging of verwaarlosing van historiese gebeure, en/of op polities gekleurde beriggewings daaroor; waarskynlik ook op ander gronde (gebrekkige befondsing, te min beskikbare navorsers, en so meer).

Of Afrikaans se storie enigsins volledig vertel sal kán word, is natuurlik 'n vraag op sigself. In hierdie bydrae word berig oor die *proses* wat daartoe gelei het dat die bogenoemde boeketweeluik geskryf is, en wat uit die *bevindings* van die navorsing oor die leemtes in die beskrywing van Afrikaans afgelei kan word. Daaruit sal riglyne vasgestel word oor studieonderwerpe aangaande Afrikaans waarop toekomstige navorsers hul aandag sou kon toespits.

---

2 Carstens, W.A.M. & Raidt, E.H. 2017, 2019. *Die storie van Afrikaans: Uit Europa en van Afrika. Biografie van 'n taal*. Dele 1 en 2.

3 "Geskiedenis" as term moet hier breed opgevat word. Dit het betrekking op al daardie aspekte wat ter sake is om die interne en eksterne verloop van Afrikaans se ontwikkeling en groei oor 'n lang tydsverloop toe te lig, maar vanuit die hede en met projeksies op die toekoms van Afrikaans. Dit raak dus nie net historiese feite oor die uiteindelike erkenning van Afrikaans as standaardtaal nie, maar ook dit wat verband hou met die ontwikkeling van die struktuur van die taalvorm en die kodifiseringsproses wat hiermee verband hou. Geskiedenis behels derhalwe nie net wat in die verlede plaasgevind het nie, maar ook waar Afrikaans nou is en waarheen dit op pad sou kon wees volgens die toepaslike literatuur.

4 Onder andere: Prof. Peter Muysken van die Universiteit van Utrecht tydens 'n bekendstellingsgesprek van deel 1 van die tweeluik op 19 April 2018 in Amsterdam, asook prof. Anne-Marie Beukes (UJ) tydens die bespreking wat gevolg het op 'n lesing oor hierdie onderwerp op 25 Julie 2018 in Johannesburg.

## Agtergrondinligting oor die skryf van *Die storie van Afrikaans*

Die outeur van hierdie hoofstuk was die mede-outeur van *Die storie van Afrikaans*. Daar was verskeie redes waarom die boekprojek aangepak is, van sowel akademiese as persoonlike aard. Die akademiese oorweging het te make met die opbou van vakkundigheid oor die vakdissipline (waaroor verslag gelewer is deur Carstens 2013b) en die persoonlike redes staan gekoppel aan die outeur se betrokkenheid by die totstandkoming van die Afrikaanse Taalraad (ATR; kyk Carstens 2013a) en die ervarings wat hy in hierdie proses meegemaak het. In die laasgenoemde geval het dit duidelik geword dat die geskiedenis van wat tot onlangs toe as die "geskiedenis van Afrikaans" voorgehou is, in wese die geskiedenis van die taal in die monde van die wit sprekers van Afrikaans was. Dit het duidelik geword dat die bydrae en insette van veral die bruin gemeenskap in die ontstaan en groei van Afrikaans nie verreken was nie, of dat dit slegs terloops betrek is. Hierdie insig openbaar onmiddellik 'n leemte aangaande die onderwerp.

Boontoe is uitgewys dat die opbou van kennis oor 'n vakgebied 'n kernkomponent is in die aanpak van 'n groot projek daaroor. Sonder die regte en ook voldoende agtergrondskennis is dit nie juis moontlik om konkrete leemtes (gebreke in die verslagdoening, gapings in die oordra van feitelike inligting) op 'n vakterrein te identifiseer nie. Dieselfde geld die weergawe van die prosesse aan die hand waarvan Afrikaans se verlede (sy ontstaan, groei, ontwikkeling en statuserkenning – breedweg: sy geskiedenis) gedokumenteer is; dit geld ook die optekening van die kodifiseringsproses van die taal (die ontwikkeling van sy spelsisteem, die optekening van sy grammatika en taalkundige struktuur, die samestelling van woordeboeke daaroor). Op al die genoemde vlakke is daar beduidende leemtes deur middel van die betrokke ondersoek geïdentifiseer. Kennis van 'n vakterrein word, soos gesê, opgebou deur jarelange betrokkenheid daarby (in die vorm van aanvanklike en voortgesette studie). Intieme kennis van die vakdissipline word slegs sodoende verkry – vertroudheid met die bestaande en erkende kernbronne daaroor, wat dikwels dien as vertrekpunt in die identifisering van leemtes op die studieterrein.

Een manier om te bepaal wat die kernsake van 'n vakdissipline is (en of daar dalk leemtes in sodanige verbande bestaan), is om 'n *analise* te maak van wat oor die vak gepubliseer is. Sodanige analise sal dan aantoon waarop primêr gefokus is in die reeds verrigte dokumentering van die betrokke dissipline. 'n Analise van

die publikasies oor die geskiedenis van Afrikaans en oor die kodifisering van Afrikaans (’n onderdeel van die geskiedenis van Afrikaans) wys dan ook duidelik uit wat bestudeer en opgeteken is, en wat nie; wat grondige en wat mindere aandag gekry het. Omdat die aard van die bronne oor Afrikaans redelik uiteenlopend is (dit sluit boeke, artikels en nagraadse studieverslae in), is dit uiters moeilik om dit alles sistematies te kontekstualiseer en vanuit so ’n raamwerk te analiseer; daarom, ter wille van die haalbaarheid van die betrokke analise, word hier slegs op gepubliseerde boeke as bronne gefokus.

Afrikaans is ’n betreklik jong taal en daarom is die aantal bronne waarmee hier gewerk word, nie so uitgebreid soos die geval sou wees met ’n gevestigde taal, met ’n lang bestaansduur nie.[5] Soortgelyke bronne in en oor tale soos Engels, Duits, Frans, Spaans, Mandaryns, ensovoorts is oorvloedig beskikbaar in vergelyking met dié van Afrikaans. Ook die bronne oor die Nederlandse taal is besonder omvattend; oor min komponente van die Nederlandse taalstudie is daar nog nie behoorlik verslag gedoen nie (Carstens & Raidt 2017: 379). Besoeke aan boekwinkels en universiteitsbiblioteke in die Lae Lande staaf hierdie stand van sake: die bronne oor Nederlands is talryk, divers, omvattend en ook wyd beskikbaar. Afrikaanse taalstudiebronne is egter glad nie so omvattend nie en dit wat in die bronne opgeteken is, ook nie so volledig nie. Dit is in wese waarom dit in hierdie bydrae gaan – om hierdie leemtes uit te lig.

’n Analise van die beskikbare bronne oor die toepaslike vakgebied (Afrikaanse taalkunde, in die besonder die uiteensettings van Afrikaans se historiese ontwikkeling, soos weerspieël in tabelle 1 en 2 ondertoe) het getoon dat van die gedokumenteerde weergawes verouderd is (die feite daarin is dus tydgebonde), of onvolledig (die dokumentering van sekere gebeure ontbreek) en dikwels selektief met betrekking tot die onderwerpdekking (net sekere dele van die geskiedenis kom onder die loep); in sommige getuig die sienings daarin van bevooroordeeldheid (dit is onderneem vanuit ’n nasionalistiese hoek), sodat bepaalde perspektiewe (soos dié oor sosiohistoriese versoeningsmoontlikhede) ontbreek; soms is die navorsingsbenaderings gewoon gebrekkig.

Die analise waarvan hier verslag gelewer word, is gebaseer op die vraag wat in die openingsparagraaf van hierdie hoofstuk reeds te berde gebring is: Waarom

5 In die tweede boekdeel van Carstens & Raidt (2019; hoofstuk 19) is uiteengesit watter bronne oor Afrikaans beskikbaar is. Uit die opteken van die bronne het dit duidelik geblyk dat die Afrikaanse bronne uiters beperk is in vergelyking met dié aangaande groter en ouer tale, een soos Nederlands. Dit raak nie net bronne waarin geskiedskrywing oor Afrikaans bevat is nie, maar ook bronne waarin die kodifisering van Afrikaans sedert die begin van die 20ste eeu opgeteken is.

nog ’n nuwe boek oor die geskiedenis van Afrikaans? Het kundiges – soos onder meer E.C. Pienaar, J. du P. Scholtz, G.S. Nienaber, P.J. Nienaber, Edith Raidt, Meyer de Villiers, Roy Pheiffer, Ernst Kotzé, Jac Conradie, J.C. Steyn, Fritz Ponelis, Christo van Rensburg, Hans du Plessis, Heinrich Grebe, Hans den Besten, Paul Roberge en Ana Deumert – nie al die veld gedek nie? So ’n vraag word slegs beantwoord as die bronne wat beskikbaar is, uitgepak en geëvalueer word. Sodanige poging word weerspieël in die onderstaande tabel 1.

Let wel dat in die tabel verwys word na die onderskeiding *interne* en *eksterne* taalgeskiedenis. Met eersgenoemde word die studie van hoe die *taalvorm* ontwikkel het bedoel, naamlik soos dit grootliks uit 17de-eeuse Nederlands gespruit en toe oor die jare verander het onder invloed van die spreekwyses van mense uit Europa (nedersetters uit verskillende Europese lande), Asië (slawe) en Afrika self (verskillende inheemse groepe). Met *eksterne* taalgeskiedenis word weer bedoel die studie van ’n taal soos dit met verloop van tyd ’n *erkende taal* en mettertyd ’n gebruiks- en standaardtaal geword het. Die konteks (politiek, sosiaal) waarin die taal gebruik word, is bepalend in laasgenoemde verband.

Hier volg tabel 1 (waarin navorsing oor sowel die interne as die eksterne geskiedenis van Afrikaans weergegee word), met ’n lys van (hoofsaaklik) boekpublikasies, oorwegend deur Afrikaanse taalkundiges (kyk Carstens 2014). Hierdie publikasies sien reeds vanaf die laat-19de eeu en tot omstreeks 2015 die lig.[6]

Tabel 1: Navorsingspublikasie oor Afrikaans se interne en eksterne geskiedenis

| Naam | Bydrae | Invalshoek? |
|---|---|---|
| D.C. Hesseling | – Klem op **interne** prosesse<br>– *Het Afrikaansch: Bijdrage tot de Geschiedenis der Nederlandse taal in Zuid-Afrika* (1899, 1923) | Nederlands word ’n ander taal in SA; spekulasie oor redes daarvoor |
| D.B. Bosman | – Klem op verskeidenheid invloede wat ten basis van Afrikaans lê; **interne** prosesse<br>– *Oor die ontstaan van Afrikaans* (1923) | Nederlandse invloed erken, maar dui ook ander invloede aan |

6 Hierdie lys sluit nie die volle spektrum van boeke wat vermeld kon word, in nie, maar dit dui navorsing- en publikasie*patrone* aan – en dit is wat hier bereik wil word.

| Naam | Bydrae | Invalshoek? |
|---|---|---|
| G.R. von Wielligh | – Klem val op invloede wat **interne** ontwikkeling bepaal<br>– *Ons geselstaal. 'n Oorsig van gewestelike spraak soos Afrikaans gepraat word* (1925) | Erken Nederlandse invloed, maar dui ook invloede van ander tale aan |
| E.C. Pienaar | – Fokus op **eksterne** ontwikkeling van Afrikaans as taal in die laat-19de en die 20ste eeu<br>– *Die triomf van Afrikaans* (1943) | Nederlandse invloed erken, maar sien ook druk van Engels op Afrikaans |
| J. du P. Scholtz | – Klem hoofsaaklik op **interne** ontwikkeling van Afrikaans<br>– *Die Afrikaner en sy taal 1806-1875* (1939/1965a)<br>– *Oor die herkoms van Afrikaans* (1950)<br>– *Taalhistoriese opstelle: Voorstudies tot 'n geskiedenis van Afrikaans* (1963/1981)<br>– *Afrikaans uit die Vroeë Tyd. Studies oor die Afrikaanse taal en literêre volkskultuur van voor 1875* (1965b)<br>– *Afrikaans-Hollands in die agtiende eeu* (1972)<br>– *Naamgewing aan plante en diere in Afrikaans* (1975)<br>– *Wording en ontwikkeling van Afrikaans* (1980) | – Nederlandse invloed erken, maar druk van Engelse kant duidelik aangetoon<br>– Algaande word 'n eie struktuur vir Afrikaans duidelik |
| G.S. Nienaber | – Fokus primêr op **eksterne** ontwikkeling van Afrikaans<br>– *Oor die Afrikaanse taal. 'n Bydrae oor sy ontwikkeling na aanleiding van enkele versterkingswyses* (1934)<br>– *Afrikaans in die vroeër jare* (1942)<br>– *Oor Afrikaans, 1* (1949)<br>– *Oor Afrikaans, 2* (1953) | Nederlandse invloed erken, maar klem verskuif na ontwikkeling op SA bodem en dit wat laasgenoemde beïnvloed het |

| Naam | Bydrae | Invalshoek? |
|---|---|---|
| P.J. Nienaber | – Fokus sterk op **eksterne** ontwikkeling van Afrikaans<br>– *Die Geskiedenis van die Afrikaanse Bybelvertaling* (1934)<br>– *Die Vrystaatse Taalbeweging* (1947)<br>– *Die wonder van Afrikaans* (red.; 1959<br>– *Taalkundige opstelle* (red.; 1965)<br>– *Eerste sooie* (1975) | Nederlandse invloed erken, maar fokus op ontwikkeling en groei as taal in SA, ook op besondere gebeure in hierdie verband |
| Edith Raidt<br>(Duitse agtergrond) | – Beide **interne** en **eksterne** ontwikkeling van Afrikaans in ag geneem, wel meer klem op interne ontwikkeling – wat as gevolg gesien word van normale taalverandering, taalkontak en taalversteuring<br>– *Afrikaans en sy Europese verlede* (1978/1991)<br>– *Einführung in Geschichte und Struktur des Afrikaans* (1983)<br>– *Historiese taalkunde. Studies oor die geskiedenis van Afrikaans* (1994) | Nederlandse invloed sterk erken |
| Meyer de Villiers | – Klem op beide **interne** en **eksterne** prosesse<br>– *Nederlands en Afrikaans* (1960/1978) | Nederlandse invloed erken |
| Roy Pheiffer | – Fokus hoofsaaklik op **interne** proses, onder andere op hoe Nederlandse variëteit onder invloed van Frans verander<br>– *Die gebroke Nederlands van Franssprekendes aan die Kaap in die eerste helfte van die agtiende eeu* (1980)<br>– "Afrikaans en Standaard-Nederlands" (1989) | Nederlandse invloed erken, maar verandering weens kontak met Franse |
| Ernst Kotzé | – Beide **interne** en **eksterne** prosesse gedek; betrek diachroniese prosesse, veral rakende oorgang van Nederlands na Afrikaans; ook invloed van Moesliems op Afrikaans ondersoek<br>– Ph.D (1983)<br>– Verskeie artikels (2010-2014) | Sterk klem op taalkontak, fokus op Afrikaans van Moesliems (slawe) |

| Naam | Bydrae | Invalshoek? |
|---|---|---|
| Jac Conradie | – Klem meer op **interne** as eksterne prosesse<br>– *Taalgeskiedenis* (1986)<br>– Artikel (as medeouteur; 2017) | Nederlandse invloed erken, maar eiesoortige ontwikkeling op SA bodem belig |
| J.C. Steyn | – Fokus op **eksterne** geskiedenis<br>– *Tuiste in eie taal* (1980)<br>– *Trouwe Afrikaners* (1987)<br>– *"Ons gaan 'n taal maak". Afrikaans sedert die* Patriot-*jare* (2014) | Klem op gebeure in SA en hoe dit Afrikaans geraak het |
| Theo du Plessis | – **Eksterne** prosesse beklemtoon. Taalbewegings en taalpolitiek<br>– *Afrikaans in beweging* (1986) | Alternatiewe siening oor taalbewegings – nie net wit bydraes beklemtoon nie |
| Fritz Ponelis | – Klem op beide **interne** en **eksterne** prosesse. Voorkeurfokus op interne ontwikkeling van Afrikaans<br>– *Historiese klankleer van Afrikaans* (1990)<br>– *The Development of Afrikaans* (1993)<br>– *Standaardafrikaans en die Afrikaanse taalfamilie* (1998) | Nederlandse invloed erken (veral van Nederlandse dialekte), maar maak duidelik dat in Afrika ander prosesse plaasgevind het |
| Christo van Rensburg | – Klem meer op **eksterne** as interne prosesse; veral rol van Khoi-Khoin uitgelig, maar ook hoe Khoi-Khoin se taal die wordende Afrikaans beïnvloed<br>– *Taalvariëteite en die wording van Afrikaans in Afrika* (1990)<br>– *Afrikaans in Afrika* (met andere; 1997)<br>– *Só kry ons Afrikaans* (2012)<br>– *Van Afrikaans gepraat* (2018a) | Fokus sterker op invloede van sprekers van ander tale in Afrika, ook historiese variëteite – besondere bydrae |
| Heinrich Grebe | – Klem meer op **eksterne** as interne prosesse<br>– *Op die keper beskou* (2012) | Nederlandse invloed erken |
| Achmat Davids | – **Eksterne** prosesse in fokus; bydrae van slawegemeenskap<br>– *The Afrikaans of the Cape Muslims from 1815 to 1915* (1991/2011)<br>– Verskeie artikels (1987-1994) | Kernrol van slawe in ontwikkeling van Afrikaans – wys eksplisiet op gapings in bestaande kennis oor Afrikaans |

| Naam | Bydrae | Invalshoek? |
|---|---|---|
| Hans den Besten | – Fokus hoofsaaklik op **interne** prosesse, veral op rol van Khoi-Khoin in moontlike kreoliseringsprosesse<br>– *Roots of Afrikaans. Selected writings of Hans den Besten* (kyk Van der Wouden 2012) | Nederlandse invloed erken, maar sterker klem op ontwikkeling op SA bodem |
| Paul Roberge (VSA) | – Klem op oorwegend **interne** prosesse; sterk voorkeur vir interne ontwikkeling van Afrikaans, onder andere met beklemtoning van invloede van vreemdelinge<br>– *The formation of Afrikaans* (1994)<br>– Verskeie artikels (1990-2003) | Nederlandse invloed erken, maar sterk beklemtoning van invloed van Khoi-Khoin |
| Ana Deumert (Duitse agtergrond) | – Sterker klem op **interne** prosesse<br>– *Language standardization and language change: the dynamics of Cape Dutch* (2004) | Nederlandse invloed erken, maar ook eiesoortige ontwikkeling op SA bodem |

Al die navorsers genoem in die tabel, het inderdaad besondere bydraes gelewer om te verklaar hoe Afrikaans as taal gevestig geraak het. Daaroor is daar geen twyfel nie. Met hulle werk en insig is grootliks daarin geslaag om ’n *beeld* te bou van hoe Afrikaans ontwikkel het, en in die besonder van watter invloede ’n rol gespeel het om die 17$^{de}$-eeuse Suid-Hollandse dialek (kyk Ponelis 1989b) sodanig te verander dat daar vanaf die laat-19$^{de}$ eeu al daarna as “Afrikaans” verwys is.

Hieruit blyk ’n eenvoudige prentjie: al hierdie navorsers het daarvan uitgegaan dat die beskrywing van die ontwikkeling en erkenning van Afrikaans nog altyd gepaard gegaan het met die volle *bewustheid* van Nederlands as verwysingsveld in hierdie proses. Algaande is egter erken dat ook ander faktore ’n rol in die proses gespeel het, soos die gebruik van die taal deur slawe (die aankomelinge uit Afrika en Asië) en deur die verskeidenheid Europese immigrante en besoekers aan die Kaap, asook die invloed wat van die Khoi-Khoin se taal uitgegaan het – dus die inwerkinge van die veranderde landskap in SA, wat ’n ander gebruik van die taal vereis het. Hiermee het daar ’n balans na vore begin kom in die sienings oor die ontwikkeling van Afrikaans, naamlik dat die herkoms van Afrikaans nie nét Nederlands as bron het nie, maar dat ook talle *ander* identifiseerbare faktore en invloede daartoe meegewerk het dat Afrikaans gevorm is. Mettertyd het dit ook duidelik geword dat sekere invloede as van groter waarde geag is as ander. Dit is in hierdie opsig dat leemtes in die geskiedskrywing ontstaan het. As ’n mens kyk na

die *taalvlakke* in die interne ontwikkeling van Afrikaans ten opsigte van Nederlands (weergegee in tabel 2; kyk Carstens 2014), word die verskuiwende patroon bevestig van 'n erkenning aan meer invloede as slegs die raakpunte tussen Afrikaans en Nederlands.

Tabel 2: Taalvlakaanpassings van Afrikaans met betrekking tot Nederlands

| Taalvlak | Aard van ooreenkoms | Opmerking |
|---|---|---|
| Sintaksis | Sterk aan begin | Afrikaanse sintaksis stem steeds sterk ooreen met Nederlandse patrone, maar verskuiwings is merkbaar |
| Morfologie | Sterk aan begin | Afrikaanse morfologie stem steeds sterk ooreen met Nederlandse patrone, maar verandering is merkbaar |
| Fonologie | Sterk aan begin | Band met Nederlands helder |
| Fonetiek | Sterk aan begin, maar eiesoortige Afrikaanse patrone ontwikkel reeds in die 19de eeu | Band met Nederlands helder |
| Semantiek & leksikologie | Sterk ooreenkoms | Geskatte 85% ooreenkoms met Nederlands*, maar leengoed en eiegoed maak vernuwende kenmerke duidelik, soos ook invloed van Afrika as 'n nuwe konteks vir die wordende taal |
| Spelling | Aanvanklik sterk, maar al hoe losser met verloop van tyd | Rol van Nederlands sedert 1991 nie meer so sterk beklemtoon nie |

*Vergelyk Raidt (1978/1991: 177)

In die lig van die uiteensettings verskaf in bostaande twee tabelle, kan die volgende as historiese gegewens aangaande die bestudering van Afrikaans geag word:

— Afrikaans se geskiedenis is deur verskeie navorsers ondersoek (tabel 1) en hulle het ook deeglik daaroor gerapporteer. Die bronne in die bronnelys van hierdie hoofstuk is 'n verdere bewys daarvan.

— In hierdie proses is die interne en eksterne geskiedenis van Afrikaans redelik goed beskryf.

— Daar bestaan eenstemmigheid dat Nederlands 'n beduidende rol te speel het in enige weergawe van en oor die geskiedenis van Afrikaans. Dit geld nie net

die struktuur van die twee tale nie, maar ook die konstante bewuswees van die kulturele erfenisse van die Lae Lande. ’n Mens sou selfs so ver kon gaan as om te sê dat as hierdie verwysingsveld ontken word, daar nie eerlik en ernstig met die geskiedenis van Afrikaans omgegaan is en word nie. In sommige van die meer eietydse studies is daar die neiging om hierdie verwantskap te ontken. Om egter net op die Nederlandse erfenis te fokus, is eweneens eensydig en foutief.

— Die nie-Nederlandse invloede het algaande al hoe duideliker in studies na vore gekom (soos blyk uit tabel 2). Stadigaan ook die besef dat daar bepaalde *ontbrekende* perspektiewe is: dat sekere aspekte nie verreken is nie, of nie deeglik verreken is nie.

Die vraag is presies watter *perspektiewe* ontbreek? En: Waaruit lei ’n mens die leemtes af?

’n Hele paar studies het, al teen die 1980’s, begin wys op ontbrekende perspektiewe in die taalgeskiedskrywing oor en in Afrikaans. Voorbeelde hiervan was Theo du Plessis se *Afrikaans in beweging* (1986, 1988b) oor die taalbewegings (waarvan hy bevind het dat daar nie, soos lank aanvaar is, net twee taalbewegings te onderskei is nie, maar wel vyf); Ernst Kotzé en Achmat Davids se openbarende bydraes oor Moesliemafrikaanssprekendes; en Christo van Rensburg se baanbrekerswerk oor die drie historiese variëteite van Afrikaans (te wete Kaapse Afrikaans, Oranjerivierafrikaans en Oosgrensafrikaans)[7], soos ook sy latere werk oor Khoi-Afrikaans. Die bydraes van buitelandse akademici soos Hans den Besten, Paul Roberge en later ook Ana Deumert (wat wel as ’n dosent in Suid-Afrika werksaam is) het verder beklemtoon dat die weergawe van die geskiedenis wat voorheen aan Afrikaanssprekendes bekend was, té sterk gefokus het op die bydrae van die wit Afrikaanse gemeenskap. Die werklike invloede wat die slawegemeenskap – in wese die Kaapse bruin gemeenskap – op die ontwikkeling van Afrikaans gehad het, en ook die impak van die Khoi-gemeenskap op die ontwikkeling van Afrikaans se struktuur, het nie genoeg hoofstroombelangstelling getrek nie. Dit is merendeels beskou as sake van sekondêre waarde.

Wat kon aanleiding gegee het tot die verander(en)de insigte? Die sosiopolitieke proses wat tot die vestiging van die nuwe Suid-Afrika in 1994 gelei het, durf nie onderskat word in hierdie verband nie; as proses het dit ’n nuwe bewussynsopenheid

7 Ook bekend as onderskeidelik Suidwestelike Afrikaans, Noordwestelike Afrikaans en Oostelike Afrikaans; kyk Hendricks (2017: 81).

geskep, wat gelei het tot ’n klimaat van regstelling op vele terreine, ook wat betref hoe ons na Afrikaans se verlede kyk. Dit het ook tot ’n nuwe blik op terreine van navorsingstoespitsing gelei. Van hierdie tendense is reeds in J.C. Steyn se formidabele *Tuiste in eie taal* (1980) verken. Hy het naamlik aspekte begin betrek wat tot op daardie stadium nie verreken was in die Afrikaanse taalgeskiedskrywing nie (vergelyk Carstens 2018c: 505–506). En hierdeur is deure oopgemaak op ’n nuwe benadering, een waarin daar wyer gekyk moes word as bloot die bestaande kennisrame.

’n Proses wat in 2003 binne die Afrikaanse gemeenskap ontstaan het, naamlik om versoening oor kleur- en sosiolektiese grense te bewerkstellig, se rol mag ook nie onderskat word nie (kyk Carstens 2013a, 2013b en 2018b; ook Prinsloo 2008a en 2008b). Hierdie proses het uiteindelik gelei tot die totstandkoming van die ATR in 2008. Uit die verdelende “ons” versus “hulle” van die Afrikaanse verlede moes daar ’n nuwe, gedeelde “ons” kom. Politiek en die gevolge van politiek (in die besonder die instelling en deurvoering van die apartheidsbedeling in die loop van die 20ste eeu – vergelyk Giliomee & Mbenga 2007; L.T. du Plessis 1987a en 1988b; Steyn 1980 en 2014; Webb 1992; en Webb [red.] 1992) het die Afrikaanse gemeenskap verdeel, en dit het ’n groot wantrouegaping tot stand gebring tussen bruin en wit Afrikaanssprekendes (kyk Webb 2010a, Carstens 2013b). Afrikaans as verdelende verskynsel het deel van die verpolitisering van taal en van die breër politieke debat geword (kyk H. du Plessis 1992 en 2013; L.T. du Plessis 1987a en 1988b; Du Plessis & Du Plessis 1987; Steyn 1980, 1986 en 2014; Webb 1992; Webb [red.] 1992; Webb & Du Plessis 2006). Sodanige verdeling was as ’t ware ’n afgrond wat op die een of ander manier oorbrug moes word. Om die “strategie van inklusiwiteit” te kon waar maak, was ’n “gemeenskaplike Afrikaanse agenda” nodig vir ’n “Afrikaanse gemeenskap waarin kleur geen rol gespeel het nie” (Wyngaard 2018: 6). Volgens Botha (2018: 7) was dit nodig om te leer om “anders” om te gaan met die verlede. Sodanige “andersheid” van hantering moes vasgestel word en inhoud moes daaraan gegee word. Hoe gaan ’n mens hier te werk om wantroue op te klaar en ook seker te maak dat die verslagdoening daaroor aan die kriteria van objektiwiteit en billikheid voldoen? Dié aspek is steeds een van die groot tameletjies aangaande Afrikaans en sy verlede wat wag om uitgeklaar te word.

Nuwe kyke na ou sake het egter wel geskied, en die bevinding was dat die inligting oor die ou sake gebrekkig was – *regstelling* was dus in hierdie verband nodig om ’n omvattender blik op die geskiedenis te kan werp. ’n Nuwe, *inklusiewe visie* op die verlede en ’n *inklusiewe vertrekpunt* met betrekking daartoe moes

dus ontwikkel word (kyk Carstens 2018b). So iets geskied nie oornag nie, omdat gevestigde persepsies uitgedaag en, waar nodig, reggestel moet word.

Daar is derhalwe ’n nuwe kyk op die geskiedenis van die Afrikaanse gemeenskap vereis, omdat die bestaande weergawe kennelik nie die volle prentjie weergegee het nie. In die oë van soveel wit Afrikaanssprekendes was die invloed van “Genadendal Dutch” (die weergawe van Nederlands wat in die 1780’s onder invloed van die Duitse sendelinge op Genadendal gepraat is) redelik onbekend; was hulle onbewus van publikasies soos *Begina van Groenekloof* en die tydskrif *De Bode*. Daar was slegs terloopse kennis van die volle impak wat die inkomende slawe uit die Ooste (die Moesliemgemeenskap) op die latere ontwikkeling van Afrikaans aan die Kaap sou hê, en die rol en impak van die taal van die Khoin-Khoin op die latere ontwikkeling van Grensboerafrikaans (kyk Van Rensburg 2012) is net vaagweg erken. Van die rol van bruin en swart mense in die verloop van die Groot Trek (1834–1845), in die proses wat aanleiding gegee het tot die totstandkoming van die Genootskap van Regte Afrikaners (1875), in die ontvouing van die Anglo-Boereoorlog (1899-1902) en in die politiek van die vroeg-1900’s was min bekend.

Uit die bostaande bespreking behoort te blyk dat daar weldeeglik ruimte vir ’n nuwe boek oor Afrikaans se geskiedenis bestaan, maar dat die behoefte is dat so ’n boek ’n wyer blik op Afrikaans werp as wat in die taalgeskiedskrywing van die verlede die geval was. Die boek moes inligting insluit wat die genoemde versweë aspekte (leemtes, gapings) belig en in die hoofstroomrapportering plaas. Ten einde dit te bereik, is besluit om die boek vanuit twee hoeke te benader: om aan die een kant lig te werp op die onbetwyfelbare historiese verbintenis van Afrikaans met sy Nederlandse verlede (die “Nederlandse penwortel” van Afrikaans, aldus Raidt 1978/1991); en aan die ander kant die faktore wat gelei het tot Afrikaans se uiteindelike ontwikkeling op Afrikabodem (Afrikaans se “Afrika-“ en “Asiëwortels”), in die kollig te plaas. Veral in die beskrywing van die ontvouing van Afrikaans in Afrika sou die genoemde ontbrekende perspektiewe na vore gehaal, gekontekstualiseer en in die hoofstroom van geskiedskrywing daaroor geplaas word.

Dat dit ’n uiters ambisieuse vertrekpunt was, was kort voor lank duidelik, doodgewoon omdat dit onmoontlik is om die volle verhaal van Afrikaans (met inagneming van al sy hoeke en kante) te probeer opneem in ’n enkele boekband. Die omvang van die taak is bloot te groot vir een publikasie. Die keuse het derhalwe geval op die aandui van ’n geïntegreerde raamwerk van Afrikaans se verlede, maar met die uitlig van die kernmomente en kerngebeure, wat dan toegelig sou word by wyse van eksplisiete verwysings na en ook benutting van bestaande kernpublikasies.

In die uitpak van die verhaal sou die leemtes in die Afrikaanse taalgeskiedskrywing telkens belig word, naamlik ten einde twee doelwitte te bereik: (a) die aktualisering van die leemtes (wat dit ook al mag wees) in die kernuiteensetting van die faktore en gebeure wat gelei het tot Afrikaans se ontwikkeling, en (b) die gee van leiding oor hoe om die betrokke leemtes in die toekoms deegliker te ondersoek, naamlik met die oog daarop om feitelik korrek daaroor te kan rapporteer. Bepaalde temas en vraagstukke (hier kortliks uiteengesit in gelyste vorm) is in die tweeluik belig ten einde uitvoering te begin gee aan die gedagte dat 'n nuwe kyk op *ou* (en selfs *nuwe*) gebeure nodig is.

— Die verhaal van Afrikaans word nie los beskou van die ontwikkeling van *taal* as verskynsel en die *taalkunde* as vakgebied nie.

— Daar word normatief te werk gegaan om tale te bestudeer, in die besonder wat betref die herkoms daarvan. Die ontwikkeling van die *historiese taalkunde* as vakgebied word betrek, sodat die teoretiese raamwerk én die metodologie duidelik is.

— As Afrikaans se storie vertel word, moet daar begin word by die vraag: Wat is taal?

— Afrikaans se posisie in die spektrum van tale in die wêreld moet verreken word, dit wil sê in terme van hoeveel tale daar in die wêreld bestaan (tans bereken op 7 099) en waar Afrikaans in terme van taalgroepgrootte geplaas kan word (tans bereken op tussen die 120ste en 130ste grootste taal ter wêreld).

— Hoe kan Afrikaans as taal *geklassifiseer* word? Dus: Watter sóórt taal is Afrikaans?

— Watter en hoeveel taalfamilies (bereken op ongeveer 150) is daar in die wêreld en in watter taalfamilie kan Afrikaans ('n Indogermaanse taal) geplaas word?

— Hoe loop Afrikaans se ontwikkelingspad? (Die plasing van Afrikaans in die raamwerk van die Indo-Europese taalfamiliegroep, dan binne die Germaanse taalfamilie en dan die Wes-Germaanse vertakking daarvan, tot waar dit uitmond in vroeë Nederlands.)

— Hoe het *Nederlands* ontwikkel (aangesien die geskiedenis van Nederlands in wese ook die voorgeskiedenis van Afrikaans is)?

— Hoe het Nederlands oor verskeie kenmerkende fases ontwikkel (van Oud- oor Middel- tot by Nieu-Nederlands)?

— Watter Middelnederlandse dialekte was in gebruik (Vlaams, Brabants, Limburgs en Hollands) toe die keuse op die 16de-eeuse Hollandse dialek

geval het as basis vir die wordende Nieu-Nederlands, en waaruit mettertyd Standaardnederlands sou ontwikkel?

— Waarom het die 17de-eeuse Hollandse dialek uiteindelik die basis geword vir die totstandkoming van twee selfstandige tale, te wete Nederlands en Afrikaans?
— Waarom word laasgenoemde twee tale as *susterstale* beskou en is Afrikaans dus nie ’n dogtertaal van Nederlands nie? (Beide tale is wel dogtertale van 17de-eeuse Hollands.)
— Omdat *Nederlands* en *Nederland* so ’n kardinale rol speel in die vorming van Afrikaans, maar dit vir soveel mense onduidelik is wat die kultuurkonteks van Nederlands en die Lae Lande vandag inhou, word laasgenoemde toegelig in ’n aparte hoofstuk.
— Bestaande *teorieë* rakende die verandering van 17de-eeuse Hollands na Afrikaans word uitgelig ten einde te probeer verklaar wat wel tydens dié ontwikkeling gebeur het. ’n Voorkeur- teoretiese benadering word aangedui, naamlik een wat ’n kombinasie van drie ontwikkelingsfaktore behels: normale taalverandering, asook die resultate van taalkontak en taalversteuring.
— Die *konteks* waarin die 17de-eeuse Hollandse (meer besonder: Suid-Hollandse) dialek gebruik is ná die aankoms van sprekers daarvan in Afrika, word duidelik gemaak.
— Die *mite* dat die geskiedenis van Afrikaans eers in 1652 begin het, word ontmasker. Daarom is ’n hoofstuk oor (taal-)omstandighede in Suid-Afrika vóór die koms van die nedersetters in 1652, by die tweeluik ingesluit.
— Daar word aangetoon dat Nederlands reeds voor 1652 in Afrika gebruik is – in werklikheid al aan die einde van die 16de eeu. Onlangse navorsing hieroor moet verreken word in die skryf van Afrikaans se verhaal.
— Die *historiese konteks* waarbinne die ontwikkelende taalvorm in Suid-Afrika gebruik is (die kontak tussen Europese immigrante, slawe uit Asië en stamme uit Afrika), word beskryf.
— Hoe sodanige kontak die taalvorm geslyp het sodat dit begin *afwyk* het van die Nederlandse taalvorm wat in die Lae Lande self aan die ontwikkel was, word uiteengesit.
— Watter historiese gebeure ’n invloed gehad het op die mense wat die taal gepraat en hoe hulle dit gepraat het, en ook wat hulle houding teenoor die taal was, word belig. ’n Taal word deur mense gepraat, maar hulle gebruik van die taal word in ’n groot mate bepaal deur die sosiale en politieke konteks van die tyd. Dit gaan

dus om *sosiohistoriese gebeure*, soos die koms van die Europese immigrante en die slawe uit die ooste na Afrika, en hulle vroeë kontak met die Khoi-Khoin in die laat-17de eeu; die vee- en trekboere se trek die binneland in in die vroeg-18de eeu; die koms van die Engelse na die Kaap aan die einde van die 18de eeu (en die langtermyngevolge wat dít vir die Hollands-Afrikaanse taalvorm se groei en gebruikspotensiaal sou inhou; die gebeure aan die Oosgrens in die vroeg-19de eeu; die koms van die Britse setlaars in 1820; die Groot Trek in 1835 en die impak daarvan; die oorname van die land deur die Engelse bewind in die 19de eeu; die stryd om vryheid in die ou republieke en die ontdekking van goud en diamante in die 1860's en 1870's; die vryheidsoorloë (van 1880, asook die latere Anglo-Boereoorlog); die groei in Afrikanernasionalisme aan die begin van die 20ste eeu; die totstandkoming van die Unie van Suid-Afrika in 1910; die erkenning van Afrikaans as amptelike taal in 1925; die geleidelike ontwikkeling van die apartheidstelsel en die vestiging daarvan ná 1948; die opstand teen apartheid en die opkoms van die ANC; die onmenslike gevolge van apartheid; die Soweto 1976-opstand; die impak van protespolitiek in die 1980's en 1990's; die vorming van die nuwe politieke bedeling ná 1994, en die invoering van 'n nuwe, meertalige bedeling wat daarmee gepaard gegaan het; die gebrekkige implementering van die nuwe taalbedeling en die gevolge daarvan vir Afrikaans. Al hierdie gebeure word as kontekstualisering van die taal se ontwikkeling verskaf in 'n omvattende aanbod, omdat elkeen van hulle 'n direkte of indirekte impak gehad het op die storie van Afrikaans. In talle bronne is van hierdie faktore voorheen betrek, maar die geïntegreerde uitpak daarvan ontbreek.

— Daar bestaan 'n teenstrydigheid in die beskouings van die verhaal van Afrikaans: aan die een kant word dit geag as taal van die *onderdrukker* en aan die ander kant as taal van *bevryding* en *versoening* – enersyds as taal wat gebruik is om 'n onaanvaarbare politieke bestel af te dwing, andersyds as taal wat gemeen is aan diverse gemeenskappe, waarvan die onderskeie sprekers met mekaar versoen moet word. Hierdie verhaal van uiteenlopende kragte word as proses verreken.

— Ook hoe *regstelling* in die geskiedskrywing oor Afrikaans behoort plaas te vind, word te berde gebring, juis deur die bydraes van alle sprekers van Afrikaans in die geskiedkundige verloop van Afrikaans se groei uit te lig.

Wat met die genoemde tweeluik aangepak wou word, is ambisieus, maar het uitvoerbaar geblyk. Daar was egter talle sake wat in die aangestipte uitpak van die

verhaal nie behoorlik aan bod kon kom nie. Juis dergelike leemtes bied ruimte vir toekomstige navorsing. Enkele hiervan word vervolgens uitgelig.

## Leemtes om te vul met navorsing oor die verhaal van Afrikaans

Dit is kwalik moontlik om 'n omvattende onderwerp soos die herkoms en geskiedenis van Afrikaans uit te put met 'n enkele boek, al is dit 'n tweeluik. Daarom volg hierna 'n keuse uit 'n groot verskeidenheid moontlikhede vir toekomstige navorsing, naamlik om die optekening van die verhaal van Afrikaans aan te vul. Eers nog die opmerking dat die aard van sulke ondersoeke uiteenlopende aanpakke en oogmerke behels: aanvulling van ontbrekende inligting; bywerking van bestaande insigte aan die hand van jonger inligting; benutting van nuwer bronne en inkorporering van die insigte wat sodoende meegebring word; inkorporering van geïgnoreerde gebeure in die hervorming van die hoofstroomverhaal; die beskrywing van nuwe gebeure en die verrekening van die impak daarvan; sekermaking dat alle relevante feite in bestaande bronne opgeneem word; en die verrekening van insigte verkry uit nuwe navorsingsmetodes en die benutting van groter datakorpusse.[8]

Vervolgens die keuselys van geïdentifiseerde navorsingsleemtes rakende die verhaal van Afrikaans. In talle gevalle is daar uiters min geskryf oor dié belangrike sake en in ander gevalle is die inligting verouderd.

— Die geskiedenis van Afrikaans moet die *inklusiewe geskiedenis van Afrikaans* weerspieël. Dit is ononderhandelbaar. In die ouer bronne is 'n bewustheid van die betreklikheid van weergawes nie altyd te vind nie. Oor die redes daarvoor kan 'n mens spekuleer, maar *polities-ideologiese* oorwegings het waarskynlik dikwels 'n rol gespeel. J.L.M. Franken se opmerkings oor die "Fornifikasie van slavinne met nedersetters" in sy boek *Taalhistoriese bydraes* (1953) was in talle kringe byvoorbeeld nie gewild nie, grotendeels weens die heersende Afrikanernasionalistiese sienings van die tyd (tydens die opkoms van apartheid). Daardie verhaal rakende die verkeer tussen slawe en nedersetters moet opnuut, en ook deegliker, uitgepak word. Ponelis wys reeds in die laat-

8 Daar is sedert 2017 'n proses aan die gang om uiteindelik 'n omvattende digitale biblioteek van Afrikaanse tekste op te bou. Dit sal verskeie jare neem om dit te voltooi. So iets sal nie net Afrikaanse bronne beter bewaar vir toekomstige benutting nie, maar dit sal ook data bied aan die hand waarvan ondersoeke gedoen kan word om onder meer bestaande sienings oor Afrikaans uit te daag. VivA is die instansie waaraan die verantwoordelikheid vir hierdie projek toevertrou is.

1980's (1988) uit dat die verhaal te eensydig gerapporteer is en dat dit tyd is om die geskiedenis van Afrikaans te rekonstrueer. 'n Wegspringplek sou die ontbloting van mites oor Afrikaans kon wees, soos Jordaan (2004) en Hendricks (2017: 78–80) aantoon. Die werk van Theo du Plessis (1986) en Christo van Rensburg (1989a, 1989b, 1990, 1992, 1995) is reeds waardevol in hierdie verband. In hedendaagse bronne vind sodanige regstelling wel al hoe opvallender plaas, soos in Achmat Davids se *The Afrikaans of the Cape Muslims from 1815 to 1915* (1991; heruitgawe 2011), in die publikasie *Afrikaans in Afrika* deur 'n verteenwoordigende skryfspan (Van Rensburg & andere 1997), asook in *Halala Afrikaans* (Hugo 2009), *Onvertelde stories van Afrikaans* (Salzwedel 2012), *So kry ons Afrikaans* (Van Rensburg 2012; geskryf in opdrag van die ATR), *Van Afrikaans gepraat* (2018a)[9], *Finding Afrikaans* (2018b) en die onlangse *Ons kom van vêr* (Carstens & Le Cordeur 2016). Die TV-reeks "Die Afrikaners" (2018; onder navorsingsleiding van Herman Giliomee, op die TV-kanaal KykNet uitgesaai) bied, ten spyte van 'n fokus op die bydrae van Afrikaners, ook 'n veel meer verteenwoordigende beeld oor die geskiedenis van Afrikaans as wat verwag kon wees. Die invulling van 'n inklusiewe blik op Afrikaans sal egter voortgesit moet word en meer programme wat te make het daarmee, moet gemaak word.

— Die inklusiewe geskiedenis moet in *leerplanne* verreken word, sodat die opkomende geslagte voldoende ingelig is oor die verlede – oor die positiewe én die negatiewe aspekte daarvan. 'n Uitsluitlik "wit" weergawe van die geskiedenis is nie aanvaarbaar nie. In die onlangse publikasie *Afrikaansmetodiek deur 'n nuwe bril* (Lawrence & andere 2014) tree so 'n benadering reeds na vore. Ook die geskiedenis van Afrikaans is deel van die geskiedenis van die land en dit behoort oorgedra te word waar dit saak maak. Dit sal ook help om negatiewe persepsies oor Afrikaans en die sprekers van Afrikaans af te breek. Dit is van belang om Afrikaans se "pynvolle [*sic*] verlede" te herstruktureer vir die jeug van die toekoms, sê die Khoi-aktivis Denver Breda volgens Kannemeyer (2018): "Hy sê ook dis belangrik vir ons om terug te kyk na ons verlede, *sodat dieselfde foute nie weer gemaak word nie*" (kursivering deur hoofstukouteur). Daar ís dus vordering in hierdie opsig, maar nog nie genoeg nie. Daar lê enorme uitdagings en wag (aldus Van Rensburg 1992, Van Oort 2008, Van Oort & Carstens 2014, H. du Plessis 2016).

9 Vergelyk Van Heerden & Du Plessis (2018) vir 'n beskouing oor die waarde van hierdie boek.

— Hoe word die verband tussen Afrikaans en "witheid" afgebreek? Wepener (2018) wys uit hoe eensydig die "wit kyk" op sake, onder andere in verband met Afrikaans, werklik is; dat dit slegs één kant van ’n kwessie verteenwoordig. ’n Wyer blik as slegs die eie is broodnodig, want "(o)m te besef dat my manier van kyk na die wêreld maar een manier van kyk is, een verstaanshorison, een perspektief tussen baie ander en dat al die perspektiewe van belang is, kan my bydrae net verbeter" (Wepener 2018: 18). Die talle werke van Van Rensburg wat verskyn het tussen 1989 en sy sterwensjaar (2018), soos in die bronnelys ondertoe vermeld, bevat ontginnings van hierdie gedagtegang.

— Die storie agter die strewe na *versoening* binne die breër Afrikaanse gemeenskap moet in meer besonderhede beskryf word. En: Werk die versoeningspoging, of nie? Waarom, of waarom nie? Indien laasgenoemde: Wat doen ons daaraan? Hoe gaan ons te werk om seker te maak dat die poging wél slaag? Hoe help ons die ATR om nog meer sukses te behaal met sy ondernemings in hierdie verband? Die beskrywing van hierdie proses verg indringende aandag.

— Die verhaal van die ATR en die prosesse wat die stigting daarvan voorafgegaan het, moet verder uitgepak word as wat onder meer Steyn (1998), Prinsloo (2004, 2006a, 2006b, 2007, 2008a en 2008b), Webb (2010a) en Carstens (2013a) dit reeds onderneem het. Die totstandkoming van die ATR is waarskynlik een van die belangrikste positiewe gebeure die afgelope 50 jaar betreffende Afrikaans en dit moet in die hoofstroomgeskiedenis verreken word.

— Die depolitisering van Afrikaans en die Afrikaanse gemeenskap verdien verdere aandag – soos al aangedui deur Van Rensburg (1989b, 1992 en 2012). Die fokus daarop moet uitgebou en deurgetrek word na ook die hierbo vermelde versoeningsgesprek.

— Hoe raak die *ideologie* van navorsers die geskiedskrywing oor Afrikaans? Ons weet nog nie genoeg hiervan nie. Roberge (1990) het bykans 30 jaar gelede al hieroor geskryf. Hoe lyk dit nou? Speel ideologie wel – of steeds –’n rol in die wyse waarop oor Afrikaans se verlede gerapporteer word (kyk L.T. du Plessis 1987b, 1987c)?

— Die bydraes tot Afrikaans vanuit die *bruin gemeenskap*, en ook vanuit die *swart*, die *Indiër*- en die *Moesliemgemeenskappe*, moet nog baie deegliker beskryf word. Ons weet nog hopeloos te min hiervan. ’n Gebrek aan bronne hieroor het gelei tot *Ons kom van vêr* (Carstens & Le Cordeur 2016).[10] Boeke soos Hendricks &

10 ’n Opvolgboek hieroor is in die ontwikkelingsproses, en dis juis gerig daarop om van die reeds uitgeligte leemtes te probeer vul.

Dyers (2016) se *Kaaps in Fokus* en Hendricks (2017) se *Taalkundige Essays – 'n Gerf uit die vroegskemer* dui egter op belangrike aktiwiteit in hierdie verband. Maar daar is nog so baie te sê hieroor en soveel om op te volg. Hoe gaan dit vandag met Afrikaans in hierdie gemeenskappe? Ons weet nie, omdat dit nog deeglik nagevors moet word. Dit is ook belangrik dat hierdie navorsing liefs onderneem moet word deur lede van die gemeenskappe self, en nie slegs deur wit navorsers nie.

— Die verhaal van *Moesliemafrikaans* is nog net skraps vertel, onder meer in die waardevolle werk van Davids (2011 – as samevattende resultaat van sy werk in Davids 1987a, 1987b, 1990, 1991, 1993, 1994a, 1994b). Ook Kotzé (2012b) skryf hieroor. Die ondersoeke in dié bronne betref die verlede (iets wat Achmat Davids betreklik meer aktueel gemaak het in die bydraes hierbo genoem) – maar wat van eietydse bydraes uit hierdie gemeenskapsgeledere? Hoe gaan dit vandag met Afrikaans in die Moesliemgemeenskap? Is dit werklik so – soos wat dikwels beweer word – dat hier verskuiwings na Engels aan die gang is? Hier is duidelik geleenthede om die feite te gaan vasstel, sodat afleidings op konkrete gegewens gegrond kan word.

— Die rol van *Kaaps as onderwystaal* moet ondersoek word. Wat is die voor- en nadele hiervan? Ons raai hieroor, maar feite en data ontbreek. Michael le Cordeur (2015, 2016a en 2016b) doen reeds ondersoek na hierdie kwessie. Daar wag egter nog heelwat ondersoek om in hierdie verband te doen, omdat die vraagstukke hieroor waarskynlik 'n fokuspunt in die Afrikaans van die toekoms gaan wees.

— Die kwessie van Afrikaans se *herstandaardisering* moet verder ondersoek word. Gerda Odendaal (2012, 2013, 2014) se werk hieroor is reeds belowend, maar daar is nog heelwat meer wat gedoen moet word. Webb (1998) en Kotzé (2010, 2011, 2012a, 2014) het ook reeds hieroor gepubliseer; ons weet egter kennelik nie genoeg hiervan nie.

— Hoe raak herstandaardisering sienings oor standaardvariëteite en niestandaardvariëteite? Maak die gebruik van Standaardafrikaans 'n politieke stelling (kyk Webb 2010b)? Daar is baie ruimte vir ondersoek hier, omdat dit 'n onontginde veld is.

— Afrikaans se *verskeidenheid* moet nog in sy geheel ondersoek word (vergelyk W.J. de Klerk 1968 en 1972; Claassen & Van Rensburg 1983). Die historiese variëteite en sinchroniese verskeidenheid lê nog onontgin as navorsingsvelde. Waarskynlik is nog net die oortjies van die seekoei rakende die historiese

variëteite raakgesien (deur Van Rensburg 1989a, 1990, Van Rensburg & andere 1997; Grebe 2012). Daar is nog soveel historiese en ook sinchrone Afrikaansvariëteite wat nie behoorlik (of glad nie) beskryf is nie en van hulle loop die gevaar om uit te sterf. Ons durf so iets nie toelaat nie, omdat elke variëteit 'n deel van Afrikaans se ontwikkeling as taal weerspieël. Van Rensburg se navorsing oor Griekwa-Afrikaans (1984) en Richterveldse Afrikaans (1987) moet byvoorbeeld opgevolg word met nuwe studies, naamlik om veranderde patrone in hierdie variëteite te identifiseer. Ons weet tans heeltemal te min van laasgenoemde. Deesdae word min studies nog gedoen oor Afrikaans se variëteite en ons loop die gevaar om die gegewens oor hierdie variëteite verlore te laat gaan.

— Hoe word die heersende Suid-Afrikaanse bedeling van *meertaligheid* en die *handhawing van Afrikaans* versoen? Die posisie van Afrikaans in die nuwe veeltalige bedeling verg nog baie en diepgaande ondersoek (kyk Carstens 2017).

— Die sosiolinguistiese impak van politiek en taalpolitiek verdien dieper ondersoek, in die besonder hoe dit Afrikaans en sy sprekers raak.

— Hoe word negatiewe persepsies oor Afrikaans verander? Die volgende aanhaling uit 'n onderhoud (Van der Westhuizen 2018) met die nuwe voorsitter van die ATKV, Bridgette Mathews, bevestig die (voort-)bestaan van sodanige persepsies: "'Net die feit dat daar 'n A in die naam is, o jy weet *Afrikaans* en *rassisties.*' Dan raak die mense sommer stil en wil nie verder betrokke wees nie." Die ongelukkige koppeling tussen Afrikaans en die apartheidsbedeling dra steeds daartoe by dat daar, onder veral swart en bruin mense in Suid-Afrika, steeds 'n stigma aan Afrikaans kleef, en dít behoort opnuut nagevors te word. Mathews (aangehaal in Van der Westhuizen 2018: 16) sê

> sy besef wel Afrikaans dra nog swaar aan die bagasie van sy apartheidsverlede, al is die meerderheid van Afrikaanssprekendes nie meer wit nie. "Daar is baie mense wat baie seer het in ons land. Ons kan nie die verlede ontken en ons kan dit ook nie minag nie. Dit is steeds belangrik dat ons aanhou praat van die seer van die verlede, want die kinders wil aanbeweeg."

— Die verband tussen Afrikanernasionalisme en die ontwikkeling van Afrikaans is al redelik goed ondersoek (onder meer deur Zietsman 1992, Steyn 1980 en 2014, en Giliomee 2004), maar dié aspek verdien herbesoek in die konteks van die Suid-Afrika van vandag. Geld dit wat vroeër hieroor gesê is, steeds?

— Wat gee daartoe aanleiding dat Afrikaans as voertaal so flink verdwyn aan universiteite? En aan skole? Die jongste boekpublikasies hieroor is al redelik gedateerd – soos Giliomee & Schlemmer (2001) se *Kruispad. Die toekoms van Afrikaans as openbare taal*, asook F.I.J. van Rensburg (2004) se *Afrikaans, lewende taal van miljoene*. Sedertdien het daar op onderwysterrein heelwat gebeur in Suid-Afrika en het die konteks van hierdie aangeleentheid dramaties verander (kyk Kapp 2013 en Moll 2016).

— Hoe gaan die afskaling van Afrikaans as voertaal aan skole en universiteite Afrikaans se toekomspotensiaal raak (kyk Giliomee 2014; Carstens 2016, 2018c)?

— Wat *doen* ons om Afrikaans as taal van die toekoms te behou? Hoe *besweer* ons moedeloosheid oor die taal se toekoms? Watter werkbare strategieë kan in hierdie verband ontwikkel word? Dit moet vasgestel word.

— Hoe word *aktivisme* ingespan om Afrikaans te handhaaf en uit te bou (soos aangedui deur Van Coller & Steyn 2005, Snayers 2012 en Moll 2016)?

— Ons moet ons afvra of ons die debat oor Afrikaans se toekoms *verkeerd* aanpak. Die jong (bruin) skrywer Mercy Kannemeyer (2018) sê onlangs die volgende:

> Ek as jong Afrikaanse mens, wat trots is om Afrikaans te wees en die belangrikheid van moedertaalonderrig besef, glo *die Afrikaanse gesprek kort 'n vars invalshoek*. Bestaansangs en vrees oor Afrikaans gaan ons nêrens bring nie. Ons moet fokus op die dele van die taal wat goed doen en wat kultuur en erfenis bevorder – soos letterkunde, teater, flieks, ens. Daar word ook tans goeie planne gemaak vir Afrikaanse onderwys wat sal verseker dat die taal nog akademiese groei gaan toon. Ons moet mekaar as Afrikaanssprekendes ook aanspreeklik hou vir die bevordering van die taal en versigtig wees om nie in 'n gat te trap waar ons dink ons taal is belangriker as ander tale nie, want dit is nie. (Kursivering deur hoofstukouteur.)

— Hoe gaan ons te werk om álle Afrikaanse gemeenskappe te betrek by die pogings om Afrikaans te behou? Wat behels die "vars invalshoek" waarvan Kannemeyer hier praat? Is dit bestaansangs of realisme wat ons hier lei? Daar is reeds etlike kere gesê die toekoms van Afrikaans lê in die hand van bruin mense en van jong mense – maar hoe gaan ons te werk hiermee? Hoekom word so gesê, en hoe word die energie waarvan hier gepraat word, gekanaliseer na daar waar dit saak maak?

— Die volle storie oor hoe Afrikaans sy *funksies* gekry het en hoe dit gegroei het, is nog net gedeeltelik vertel (onder meer deur Steyn 1980, 1992 en 1995,

Combrink 1991 en Carstens 2018c). Bronne hieroor is skraps. Ons weet nog hopeloos te min oor die groei en stand van sake met Afrikaans in verskeie van hierdie funksies, soos dié betreffende taal van besigheid, reklame, die uiteenlopende media, die kerk, die werksomgewing, die regsomgewing, die kunste, die tegnologie, die wetenskap, ensovoorts. Die ontwikkeling en huidige stand van Afrikaans binne hierdie verskillende funksieterreine moet een vir een uitgelig en deeglik beskryf word vir die nageslag.

— Hoe gaan die waargenome stadige *wegkwyning* van Afrikaans se funksies die toekoms van Afrikaans raak? Navorsing hieroor dui op ontstellende tendense in hierdie verband (kyk Carstens 2018c en Carstens & Raidt 2019: hoofstuk 22). Die impak hiervan moet dringend verder ondersoek word. Watter strategieë word ingespan om die tendens om te keer?

— Hoe word die voordele van *tegnologie* benut om Afrikaans uit te bou? Wat hou die werk van die Virtuele Instituut vir Afrikaans (VivA) in (vergelyk Van Huyssteen & andere 2016) en hoe kan dit ten beste benut word? Hoe kan VivA uitgebou word? Hoe kan die Afrikaanse Wikipedia ingespan word in die belang van Afrikaans (kyk Pretorius 2016)?

— Wat is die *status* van die ouer Afrikaanse historiese bronne? Beskou ons dit as tydsdokumente of gebruik ons dit as vertrekpunt om ons kennis op te dateer? Hoe kan dit gebruik word as vertrekpunt in studies waarby nuwe metodes en meer data betrek word? Sal byvoorbeeld die bevindings in J. du P. Scholtz (1963 [1981], 1965b en 1972) se standaardbronne oor Afrikaans se interne ontwikkeling aangepas moet word in die lig van ondersoeke met die nuwe metodes en die benutting van groter korpusse?

— Watter bronne, veral watter soorte bronne, is almal oor Afrikaans beskikbaar? Hoe kan ons dit meer toeganklik vir navorsing maak?

— Is die navorsing wat in die verlede oor Afrikaans gedoen is, *voldoende* om ons in te lig oor Afrikaans se ontwikkelingspad? Hoe gaan nuwe insigte oor taalverandering, taalkontak en taalversteuring dit raak? Hoe gaan nuwe metodes en omvattender data ons help om die ouer navorsing te beoordeel?

— Voortgesette ondersoek na die *Afrika*- en *Asië*-wortels van Afrikaans, heel spesifiek die direkte en indirekte invloed van Khoi-tale en Khoi-sprekers, is nodig. Van Rensburg het uitstekend hiermee gevorder in sy publikasies sedert veral 2010 (vergelyk Van Rensburg 1996, 2012, 2013, 2015a, 2015b, 2016a,

2016b, 2018a en 2018b), maar die veld lê nog grootliks braak.[11] Maar ook: Hoe betrek ons navorsing van die verlede hieroor hierby, sodat ou én nuwe insigte verreken kan word? Die ontvou van Afrikaans in lande noord van Suid-Afrika moet verder ondersoek word. Die beskikbare inligting hieroor is verouderd en onvolledig (kyk Scheepers Strydom & andere 1976).

— Die vrae aangaande *kreoliseringsaspekte* kan die prikkel word vir navorsing wat 'n meer afgeronde beeld van die geskiedenis van Afrikaans gee. Hein Viljoen (2018, Van Heerden & Viljoen 2018) en Hein Willemse (2009) se sienings oor die verskynsel – vanuit die hoek van die letterkunde – behoort betrek te word in nuwe ondersoeke in taalhistoriese verband. Die werk van Den Besten (kyk Van der Wouden 2012, asook Roberge 1994, 1995, 2002a, 2002b en 2003) moet herbesoek word. Hou kreolisering werklik *verbastering* in of is daar iets anders wat ter sprake is hier? Wat hou Hans du Plessis (2016) se siening hieroor vir ons in?

— Ook die *kodifisering* van Afrikaans het mettertyd gestagneer. Soveel van die kernbronne is verouderd. Die huidige standaardbron oor sintaksis – Ponelis (1979) se *Afrikaanse Sintaksis* – het byvoorbeeld byna 40 jaar gelede verskyn; die standaardbron oor morfologie – Combrink (1990) se *Afrikaanse Morfologie* – is bykans 30 jaar gelede publiseer. Wat van die dokumentering van veranderings sedertdien? Ons moet bygewerkte bronne kry om laasgenoemde te verreken. Gelukkig werk taalkundiges van VivA deesdae hard om die kennis op datum te bring. Maar ook op die terreine van semantiek, fonologie en fonetiek is die standaardbronne baie verouderd.[12] Die jongste bron waarop ons ons kennis oor refleksiewe werkwoorde en refleksiewe voornaamwoorde baseer, kom uit onderskeidelik 1978 (Laubscher) en 1982 (Gous). Sedertdien het baie tyd verloop en moet nuwe insigte verreken word. Nuwe metodes en nuwe materiaal kan ons help om ons kennis hieroor op te skerp en selfs aan te pas. In *Norme vir Afrikaans* (Carstens 2018a; eerste uitgawe 1989) is van die taalnormveranderings sedert 1988 wel opgeteken, maar daar is waarskynlik heelwat misgekyk, gewoon omdat daar nie nuwe navorsing beskikbaar raak nie. Indringende nuwe taalkundige navorsing oor die Afrikaanse sintaksis,

11 Prof Christo van Rensburg se heengaan op 13 Augustus 2018 was 'n groot terugslag vir die dokumentering van Afrikaans se veelsydige verlede. Sy deeglike uitpak van soveel onontginde aspekte van die vroeë Afrikaans van die 19de eeu het talle nuwe ondersoekmoontlikhede geopen. Die verdere uitpak hiervan verdien die diepgaande aandag van navorsers vorentoe.

12 'n Nuwe uitgawe van Coetzee se *Fonetiek* het wel in 2018 verskyn en hierdie gaping in 'n mate aangevul.

morfologie, semantiek, fonologie, fonetiek, leksikologie en variëteite is baie nodig ten einde taalveranderings te weerspieël[13], soos blyk uit die werk van Kirsten (2016) en Nel (2016). Hierdie studies doen ’n nuwe manier van doen aan die hand, waarvan die resultate belowend kan wees.

Ten spyte van die talle ondersoekveldgeleenthede wat hier bo aangedui is, het hierdie lys hoegenaamd nie die moontlikhede uitgeput nie. Daar is inderdaad nog heelwat wat, weens ruimtebeperkings, uitgelaat is.

## Samevatting

Aan die hand van ’n kort konteksskepping en ook ’n tentatiewe tema-analise soos dit by die skryf van die boeketweeluik *Die storie van Afrikaans* na vore gekom het, is dit duidelik dat daar nog talle leemtes (van verskillende aard) rakende die geskiedskrywing oor en die beskrywing van Afrikaans bestaan. Die volgende navorsergeslag(te) het inderdaad heelwat werk om te doen, omdat die “storie” nog baie ver van behoorlik vertel is.

Die waarde van die bestaande ontwikkelingsprosesbeskrywings (sedert 1900) lê daarin dat die prosesse wel in ’n mate gedokumenteer is (soos in G.J. de Klerk 1972, Gouws 1984, Ponelis 1989a: 27–35, Van Rooy 2017); dat daar dus reeds beskikbare bronne daaroor bestaan; dat daar die wete is dat baie van hierdie bronne betroubaar is, maar dat ander weer (in verskillende opsigte) gebrekkig is. Aan die ander kant blyk daaruit dat waarskynlik nog net ’n fraksie van die beskikbare materiaal ondersoek en beskryf is, want “(i)nmiddels zijn nieuwe tijden aangebroken met nieuwe onderzoeksmogelijkheden” (in die woorde van prof. Nicoline van der Sijs 2013)[14] – en dié feit bied die komende geslag(te) navorsers die geleentheid om op die spreekwoordelike skouers van die vorige geslag(te) navorsers te staan en, met behulp van nuwe metodes, nuwe insigte, nuwe kennis en meer data te ontdek oor Afrikaans en sy geskiedenis as wat ons tot op hede vasgestel het.[15] Die vertrekpunt

13 In Carstens & Bosman (2017) is hoofstukke oor nuwe perspektiewe oor hierdie terreine opgeneem, maar gesaghebbende boeke ontbreek nog.

14 Kyk ook by die volgende webadres: https://www.meertens.knaw.nl/cms/nl/nieuws-agenda/nieuws-overzicht/218-nieuws-2014/144606-de-sprekende-kaart-over-de-grens.

15 Kyk Van der Sijs (2013) oor die woorde van die dialektoloog Jo Daan uit 1994: “We staan allemaal op de schouders van onze voorgangers, onze schaduw valt over hen heen en verbergt hen voor het gezicht van onze tijdgenoten.”

kan wees dit wat reeds gedoen en afgehandel is (soos in die bronne wat hierbo genoem is), en die uitdaging is daar om daarop voort te bou en die geïdentifiseerde leemtes te vul.

*Noordwes-Universiteit*

❖

ERKENNING: Hierdie bydrae is gebaseer op navorsing wat uitgevoer is vir die boekprojek *Die storie van Afrikaans*. Befondsingsteun vir die projek is ontvang van die Nasionale Navorsingstigting (NNS/NRF), die Erfenisstigting, SA Akademie vir Wetenskap en Kuns, Van Ewijck-stigting, Noordwes-Universiteit, die Stichting ZASM (Nederland) asook die Hendrik Mullerfonds (Nederland) en dit word hiermee met dank erken. Alle sienings, bevindinge, gevolgtrekkings en aanbevelings wat in hierdie bydrae na vore gekom het, kan toegeskryf word aan die outeur en nie aan hierdie instansies nie.

# Bronnelys


Bosman, D.B. 1923. *Oor die ontstaan van Afrikaans*. Amsterdam: Swets & Zeitlinger.

Botha, N. 2018. Hoe Suid-Afrikaners met verlede kan omgaan. *Beeld*, 17 Julie:7.

Botha, T.J.R. (hoofred.). 1989. *Inleiding tot die Afrikaanse taalkunde*. Pretoria: Academica.

Brümmer, W. 2018. "Afrikaners moet nou nuwe helde soek." Beskikbaar op Netwerk24 (geplaas 19 Julie 2018). https://www.netwerk24.com/Stemme/Aktueel/helde-madiba-is-dood-en-sal-nie-opstaan-nie-20180718.

Carstens, W.A.M. 2013a. Op pad van 'n verdeelde na 'n gedeelde toekoms in die Afrikaanse taalgemeenskap: Die rol van die Afrikaanse Taalraad in die proses van versoening. *LitNet Akademies,* 10(1):447–483. https://www.litnet.co.za/op-pad-van-n-verdeelde-na-n-gedeelde-toekoms-in-die-afrikaanse-taalgemeenskap-die-rol-van.

Carstens, W.A.M. 2013b. Die storie van Afrikaans: perspektiewe op die verlede, hede en toekoms. *Tydskrif vir Nederlands en Afrikaans,* 20(1):21–50.

Carstens, W.A.M. 2014. "Die skryf van 'n nuwe geskiedenis van Afrikaans: Is Nederlands nog enigsins ter sake?" Referaat gelewer tydens kongres van die SAVN, Thaba Nchu, 29 Julie – 2 Augustus 2014.

Carstens, W.A.M. 2016. Referaat: Die impak van taalpolitiek op universiteite in Suid-Afrika – die geval Afrikaans. Geplaas 15 November 2016. http://www.litnet.co.za/referaat-die-impak-van-taalpolitiek-op-universiteite-suid-afrika-die-geval-afrikaans/.

Carstens, W.A.M. 2017. Meertaligheid en Afrikaans in Suid-Afrika: die stand van sake. *Internationale Neerlandistiek*, 55(3):191–207. https://doi.org/10.5117/IN2017.3.CARS

Carstens, W.A.M. 2018a (6de, hersiene uitgawe; 1ste uitgawe 1989. *Norme vir Afrikaans. Moderne Standaardafrikaans*. Pretoria: J.L. van Schaik.

Carstens, W.A.M. 2018b. "Writing an inclusive history of Afrikaans: some insights and findings." Referaat gelewer tydens International Congress of Linguists (ICL2018) te Kaapstad, 1–6 Julie 2018.

Carstens, W.A.M. 2018c. Rolbosse en Afrikaans: Die funksiedebat. In Colleman, T.; De Caluwe, J.; De Tier, V.; Ghyselen, A-S.; Triest, L.; Vandenberghe, R.; & Vogl, U. (eds.) 2018. *Woorden om te bewaren. Huldeboek voor Jacques Van Keymeulen.* Gent: Universiteit Gent/Skribus, pp. 525–554.

Carstens, W.A.M. & Le Cordeur, M. (reds.) 2016. *Ons kom van vêr*. Kaapstad: Naledi Online.

Carstens, W.A.M. & Bosman, N. (reds.) 2017 (2de uitgawe). *Kontemporêre Afrikaanse taalkunde*. Pretoria: JL van Schaik.

Carstens, W.A.M. & Raidt, E.H. 2017. *Die storie van Afrikaans: Uit Europa en van Afrika. Biografie van 'n taal.* (Deel 1: Die Europese geskiedenis van Afrikaans.) Pretoria: Protea.

Carstens, W.A.M. & Raidt, E.H. 2019. *Die storie van Afrikaans: Uit Europa en van Afrika. Biografie van 'n taal*. (Deel 2: Die geskiedenis van Afrikaans in Afrika.) Pretoria: Protea.

Claassen, G.N. & Van Rensburg, M.C.J. (reds.). 1983. *Taalverskeidenheid: 'n blik op die spektrum van taalvariasie in Afrikaans*. Pretoria: Academica.

Coetzee, A.E. 2018 (5[de] uitgawe). *Fonetiek*. Pretoria: Van Schaik.

Combrink, J.G.H. 1990. *Afrikaanse morfologie. Capita exemplaria*. Pretoria: Academica.

Combrink, J.G.H. 1991. Die toekomstige status en funksies van Afrikaans. *Tydskrif vir Geesteswetenskappe,* 31(2):101-112.

Conradie, C.J. 1986. *Taalgeskiedenis*. Pretoria: Academica.

Conradie, C.J. & Groenewald, G. 2017. Die ontstaan en vestiging van Afrikaans. In Carstens, W.A.M. & Bosman, N. (reds.), 2017:29-62.

Davids, A. 1987a. The role of Afrikaans in the history of the Cape Muslim community. In Du Plessis, H. & Du Plessis, T. (reds.), 1987:37-59.

Davids, A. 1987b. Arabic-Afrikaans. A view of the written Afrikaans of the Cape Muslims during the nineteenth and early twentieth centuries. *SA Tydskrif vir Taalkunde*, 5(1):22-40. https://doi.org/10.1080/10118063.1987.9724243

Davids, A. 1990. Words the Cape slaves made: a socio-historical-linguistic study. *SA Tydskrif vir Taalkunde*, 8(1):1-24. https://doi.org/10.1080/10118063.1990.9723811

Davids, A. 1991. The Afrikaans of the Cape Muslims from 1815 to 1915: a sociolinguistic study. Durban: Universiteit van Natal. Ongepubliseerde M.A.-verhandeling.

Davids, A. 1993. The early Afrikaans publications and manuscripts in Arabic script. Festschrift in Honor of Frank R. Bradlow. *Bulletin van die SA Biblioteek,* 1993:67-82.

Davids, A. 1994a. The contribution of the slaves to the genesis of Afrikaans. In February, V. (red.), 1994:39-53.

Davids, A. 1994b. Afrikaans – die produk van akkulturasie. In Olivier, G. & Coetzee, A. (reds.), 1994:110-119.

Davids, A. 2011 (heruitgawe en verwerking van Davids, A. 1991; reds. H. Willemse & S.E. Dangor). *The Afrikaans of the Cape Muslims from 1815 to 1915*. Pretoria: Protea.

De Klerk, G.J. 1972. Stand van Afrikaanse taalkunde en bronnegids. In Van der Merwe, H.J.J.M. (red.), 1972:282-295.

De Klerk, W.J. 1968. Dialektiese verskeidenheid in Afrikaans. Ongepubliseerde Ph.D.-proefskrif. Pretoria: Universiteit van Pretoria.

De Klerk, W.J. 1972. Dialektiese verskeidenheid in Afrikaans. In Van der Merwe, J.J.J.M. (red.), 1972:219-239.

Deumert, A. 2004. *Language standardization and language change: the dynamics of Cape Dutch*. Amsterdam/Philadelphia: John Benjamins. https://doi.org/10.1075/impact.19

De Villiers, M. 1960/1978. *Nederlands en Afrikaans*. Kaapstad: Nasionale Boekhandel.

Du Plessis, H. 1992. *En nou, Afrikaans?* Pretoria: Van Schaik.

Du Plessis, H. 2013. Die Groot Trek 175: Storie of historie? *Tydskrif vir Geesteswetenskappe,* 53(3):437-451.

Du Plessis, H. 2016. Afrikaans, gekry of gemaak? Beskikbaar op LitNet (geplaas 13 Julie 2016). http://www.litnet.co.za/afrikaans-gekry-gemaak/.

Du Plessis, H. & Du Plessis, L.T. (reds.). 1987. *Afrikaans en taalpolitiek*. Pretoria: HAUM Opvoedkundige Uitgewery.

Du Plessis, L.T. 1986. *Afrikaans in beweging*. Bloemfontein: Patmos.

Du Plessis, L.T. 1987a. Alternatiewe siening van die ontstaan van Afrikaans. *S.A. Tydskrif vir Taalkunde,* 5(2), April:33–45. https://doi.org/10.1080/10118063.1987.9724257

Du Plessis, L.T. 1987b. Eietydse ideologiese groepering en die manipulasie van Afrikaans: drie gevallestudies. *In* Du Plessis, H. & Du Plessis, T. (reds.), 1987:99–112.

Du Plessis, L.T. 1987c. Die politiek van Standaardafrikaans – twee gevalle. *Tydskrif vir Taalkunde*, 5(4):1–19. https://doi.org/10.1080/10118063.1987.9724279

Du Plessis, L.T. 1988a. 'n Herinterpretasie van die tradisionele benadering tot die Afrikaanse taalbewegings. *Klasgids,* 23(1):79–92.

Du Plessis, L.T. 1988b. Politiek en die ontwikkeling van Afrikaans. *Tydskrif vir Letterkunde,* XXVI(2), Mei:75–80.

February, V.A. (red.) 1994. *Taal en identiteit: Afrikaans en Nederlands*. Kaapstad: Tafelberg,

Franken, J. L.M. 1953. *Taalhistoriese bydraes*. Amsterdam/Kaapstad: Balkema.

Giliomee, H. 2004. *Die Afrikaners. 'n Biografie*. Kaapstad: Tafelberg.

Giliomee, H. 2014. Die troebele toekoms van die Afrikaners en Afrikaans. *Tydskrif vir Geesteswetenskappe*, 54(4):571–595.

Giliomee, H. & Mbenga, B. (reds.). 2007. *Nuwe Geskiedenis van Suid-Afrika*. Kaapstad: Tafelberg.

Giliomee, H. & Schlemmer, L. (reds.). 2001. *Kruispad. Die toekoms van Afrikaans as openbare taal*. Kaapstad: Tafelberg.

Gous, J.A. 1982. Die wederkerende konstruksie. Ongepubliseerde Ph.D.-proefskrif. Pretoria: UNISA.

Gouws, R.H. 1984. Die Afrikaanse sinchroniese taalkunde. *Tydskrif vir Geesteswetenskappe*, 24:207–223.

Grebe, H.P. 2012. *Op die keper beskou. Oor die ontstaan van Afrikaans*. Pretoria: Van Schaik.

Hendricks, F.S. 2017. *Taalkundige Essays –'n Gerf uit die vroegskemer*. Stellenbosch: SUN PRESS. https://doi.org/10.18820/9781928357490

Hendricks, F.S. & Dyers, C. (reds.) 2016. *Kaaps in Fokus*. Stellenbosch: SUN PRESS. https://doi.org/10.18820/9781928314165

Hesseling, D.C. 1899. *Het Afrikaansch: Bijdrage tot de Geschiedenis der Nederlandse taal in Zuid-Afrika*. Leiden: N.V. Boekhandel & Drukkerij.

Hesseling, D.C. 1923 (2de uitgawe) [1899]. *Het Afrikaans*. Leiden: N.V. Boekhandel en Drukkerij.

Hugo, D. (red.). 2009. *Halala Afrikaans*. Pretoria: Protea.

Jordaan, A.M. 2004. Mites rondom Afrikaans. Ongepubliseerde D.Litt.-proefskrif. Pretoria: Universiteit van Pretoria.

Joseph, J.E. & Taylor, J.J. (eds.) 1990. *Ideologies of language*. London/New York: Routledge.

Kannemeyer, M. Vrystaat Kunstefees 2018: Gesprek oor Afrikaans. Beskikbaar op LitNet (geplaas 13 Julie 2018). https://www.litnet.co.za/vrystaat-kunstefees-2018-gesprek-oor-afrikaans-by-die-vrystaat-kunstefees/.

*Kapp, P.H. 2013. Maties & Afrikaans, 1911–2011 –'n Besondere verhouding. Pretoria: Protea.*

Kirsten, J. 2016. Grammatikale verandering in Afrikaans van 1911–2016. Ongepubliseerde Ph.D.-proefskrif. Vanderbijlpark: Noordwes-Universiteit, Vaaldriehoekkampus.

Kotzé, E.F. 1983a. Variasiepatrone in Maleier-Afrikaans. Ongepubliseerde Ph.D.-proefskrif. Johannesburg:

Kotzé, E.F. 2010. Destandaardisasie en herstandaardisasie – gelyklopende prosesse in die nuwe Suid-Afrika. In Van der Wal, M. & Francken, E. (reds.), 2010:153–169.

Kotzé, E.F. 2011. Demokratisering en standaardisering – teenstrydige doelwitte vir inheemse tale. *Tydskrif vir Geesteswetenskappe*, 51(4):746–757.

Kotzé, E.F. 2012a. Standardization and mainstreaming – "Die kloutjie by die oor". In Kwaa Prah, K. (ed.). 2012. *Veelkantiger Afrikaans. Streeksvariëteite in die standaardvorming / Mainstreaming Afrikaans regional varieties*. Kaapstad: CASAS, pp. 30–43. https://doi.org/10.2989/16073614.2012.739332

Kotzé, E.F. 2012b. Arabic Afrikaans – early standardisation of Afrikaans orthography. A discussion of *The Afrikaans of the Cape Muslims* by Achmat Davids (edited by Hein Willemse and Suleman E Dangor). *Southern African Linguistics and Applied Language Studies*, 30(3):413–427. https://doi.org/10.2989/16073614.2012.739331

Kotzé, E.F. 2014. Afrikaans as besitting, en die vraagstuk van herstandaardisering. *Tydskrif vir Geesteswetenskappe*, 54(4):635–655.

Laubscher, A. 1978. Aspekte van die refleksiewe werkwoorde in Afrikaans. Ongepubliseerde M.A.-verhandeling. Stellenbosch: Universiteit van Stellenbosch

Lawrence, D.; Le Cordeur, M.; Van der Merwe, L.; Van der Vyver C.; & Van Oort, R. 2014. *Afrikaansmetodiek deur 'n nuwe bril*. Kaapstad: Oxford University Press.

Le Cordeur, M.L.A. 2015. Die kwessie van Kaaps: Afrikaansonderrig op skool benodig 'n meer inklusiewe benadering. *Tydskrif vir Geesteswetenskappe*, 55(4):712–728. https://doi.org/10.17159/2224-7912/2015/v55n4a14

Le Cordeur, M.L.A. 2016a. Neville Alexander Gedenklesing: Gee erkenning aan Kaaps as moedertaal. Beskikbaar op LitNet (geplaas 29 Sept. 2016). http://www.litnet.co.za/neville-alexander-gedenklesing-gee-erkenning-aan-kaaps-moedertaal/.

Le Cordeur, M.L.A. 2016b. Kaaps: Tyd dat die taal van die Kaapse Vlakte in die formele skool verreken word. In Hendricks, F. & Dyers, C. (reds.), 2016:83–100.

Moll, J.C. 2016. *Moedertaalonderrig en taalaktivisme in Suid-Afrika. Analise van gedrukte mediadekking tussen 2006 en 2010*. Bloemfontein: SUN PRESS. https://doi.org/10.18820/9781920382858

Nel. A. 2016. Ons is nog alen Vres door Den Zegen Des Heeren: gesondheidsformules in Afrikaans-Nederlandse persoonlike briewe uit die Anglo-Boereoorlog. Ongepubliseerde M.A.-verhandeling. Vanderbijlpark: Noordwes-Universiteit, Vaaldriehoekkampus.

Nienaber, G.S. 1934. *Oor die Afrikaanse taal. 'n Bydrae oor sy ontwikkeling na aanleiding van enkele versterkingswyses.* Amsterdam: Swets & Zeitlinger.

Nienaber, G.S. 1942. *Afrikaans in die vroeër jare*. Johannesburg: Voortrekkerpers.

Nienaber, G.S. 1949. *Oor Afrikaans, 1*. Johannesburg: Afrikaanse Pers Boekhandel.

Nienaber, G.S. 1953. *Oor Afrikaans, 2*. Johannesburg: Afrikaanse Pers Boekhandel.

Nienaber, P.J. 1934. *Die Geskiedenis van die Afrikaanse Bybelvertaling.* Johannesburg: Perskor.

Nienaber, P.J. 1947. *Die Vrystaatse Taalbeweging*. Johannesburg: Afrikaanse Pers Boekhandel.

Nienaber, P.J. 1975. *Eerste sooie*. Johannesburg: Perskor.

Nienaber, P.J. (red.) 1959. *Die wonder van Afrikaans*. Johannesburg: SAUK.

Nienaber, P.J. (red.) 1965. *Taalkundige opstelle*. Kaapstad: A.A. Balkema.

Odendaal, G. (Gerda) 2012. Die herstandaardisering van Afrikaans: 'n praktiese benadering met die AWS as gevallestudie. Ongepubliseerde Ph.D.-proefskrif. Stellenbosch: Universiteit van Stellenbosch.

Odendaal, G. 2013. Restandardisation defined as democratising language planning. *Spil Plus,* 42:183–203. https://doi.org/10.5842/42-0-165

Odendaal, G. 2014. Moet Afrikaans geherstandaardiseer word? *Tydskrif vir Geesteswetenskappe*, 54(4):656-674

Olivier, G. & Coetzee, A. (reds.) 1994. *Nuwe perspektiewe op die geskiedenis van Afrikaans*. (Opgedra aan Edith H. Raidt.) Pretoria: Southern Boekuitgewers.

Pheiffer, R.H. 1980. *Die gebroke Nederlands van Franssprekendes aan die Kaap in die eerste helfte van die agtiende eeu*. Kaapstad: Academica.

Pheiffer, R.H. 1989. Afrikaans en Standaard-Nederlands. In Botha, T.J.R. (hoofred.), 1989:72–95.

Pienaar, E.C. 1943. *Die triomf van Afrikaans. Historiese oorsig van die wording, ontwikkeling, skriftelike gebruik en geleidelike erkenning van ons taal*. Kaapstad: Nasionale Pers.

Ponelis, F.A. 1979. *Afrikaanse sintaksis*. Pretoria: J.L. van Schaik.

Ponelis, F.A. 1988a. Afrikaans en taalversteuring. *Tydskrif vir Geesteswetenskappe,* 28:119–149.

Ponelis, F.A. 1989a. Die aard en bestudering van die Afrikaanse taal. In Botha, T.J.R. (hoofred.), 1989:9–37.

Ponelis, F.A. 1989b. Nederlands-Afrikaans: die Europese agtergrond van Afrikaans. In Botha, T.J.R. (hoofred.), 1989:38–71.

Ponelis, F.A. 1990. *Historiese klankleer van Afrikaans*. Departement Afrikaans en Nederlands. (Annale van die Universiteit van Stellenbosch.) Goodwood: Nasionale Boekdrukkery.

Ponelis, F.A. 1993. *The Development of Afrikaans*. Frankfurt am Main/Berlin/Bern/New York/Paris/Wien: Peter Lang.

Ponelis, F.A. 1998. *Standaardafrikaans en die Afrikaanse taalfamilie*. Departement Afrikaans en Nederlands. (Annale van die Universiteit van Stellenbosch.) Goodwood: Nasionale Boekdrukkery.

Pretorius, Laurette. 2016. Die rol van die Afrikaanse Wikipedia in die uitbou van Afrikaans. *Tydskrif vir Geesteswetenskappe*, 56(2-1):371-390. https://doi.org/10.17159/2224-7912/2016/v56n2-1a6

Prinsloo, K. (red.). 2004. Verslag van 'n taaloudit oor Afrikaanse taalprojekte, verenigings en energieë, 2004. Verslag gereproduseer deur *Rapport* en versprei tydens die Afrikaanse Taalberaad in Stellenbosch, 25-27 Augustus 2004.

Prinsloo, K. (red.) 2006a. *Op pad na 'n Taalstrategie vir Afrikaans*. Verslag gereproduseer deur *Content Solutions* en versprei deur die SA Akademie vir Wetenskap en Kuns, Maart 2006.

Prinsloo, K. 2006b. Towards a language strategy for Afrikaans: the process before, during and after the Afrikaans Language Indaba of 2004 in Stellenbosch. In Webb & Du Plessis (eds.), 2006.

Prinsloo, K. (red.) 2007. *Opname oor Afrikaanse projekte en aktiwiteite op 'n plaaslike munisipale vlak in Suid-Afrika, 2006*. Ongepubliseerde navorsingsverslag versprei by die Tweede Afrikaanse Taalberaad, gehou in Pretoria op 23 en 24 Februarie 2007.

Prinsloo, K. (red.) 2008a. *Die Afrikaanse "ons" en die nodigheid van 'n Afrikaanse Taalraad*. Verslag gereproduseer deur CRINK en versprei deur die S.A. Akademie vir Wetenskap en Kuns, April 2008.

Prinsloo, K. (red.) 2008b. *Die Afrikaanse Taalraad kom tot stand*. Verslag gereproduseer deur CRINK en versprei deur die S.A. Akademie vir Wetenskap en Kuns, November 2008.

Raidt, E.H. 1978/1991. *Afrikaans en sy Europese verlede*. Kaapstad: Nasou.

Raidt, E.H. 1983. *Einführung in Geschichte und Struktur des Afrikaans*. Darmstad: Wissenschaftliche Buchgesellschaft.

Raidt, E.H. 1994. *Historiese taalkunde. Studies oor die geskiedenis van Afrikaans*. Johannesburg: Witwatersrand University Press.

Roberge, P.T. 1990. The ideological profile of Afrikaans historical linguistics. In Joseph, J. E. & Taylor, J. J. (eds.), 1990:131-149.

Roberge, P.T. 1993. From 'Verbasterde Hollans' to 'Dochtertaal van het Nederlands' to 'Afrikataal'. Afrikaner Linguistics Mythology in Flux. In Kirsner, R. S. (ed.). *The Low Countries and Beyond*. Maryland: University Press of America, pp. 233-245.

Roberge, P.T. 1994. The formation of Afrikaans. *Spil Plus* 23. Dept. Algemene Taalwetenskap, Universiteit van Stellenbosch. https://doi.org/10.5842/23-0-139

Roberge, P.T. 1995. The formation of Afrikaans. In Mesthrie, R. (ed.). *Language and Social History: Studies in South African Sociolinguistics*. Kaapstad: David Philips, pp. 68-87.

Roberge, P.T. 2002a. Afrikaans: considering origins. In Mesthrie, R. (ed.). *Language in South Africa*. Cambridge & New York: Cambridge University Press, pp. 79-103. https://doi.org/10.1017/CBO9780511486692.005

Roberge, P.T. 2002b. Convergence and the Formation of Afrikaans. *Journal of Germanic Linguistics*, 14(1):57-93.

Roberge, P.T. 2003. Afrikaans. In Deumert, A. & Vandenbussche, W. (eds.) 2003. *Standard Languages: Taxonomies and histories*. Amsterdam: Benjamins, pp. 15–40.

Salzwedel, I. 2012. *Onvertelde stories van Afrikaans*. Pretoria: LAPA.

Scheepers Strydom, C.J.; Krüger, D.W.; & Trümpelmann, G.P.J. (samests.) 1976. *Afrikaners in die vreemde*. Kaapstad: Tafelberg.

Scholtz, J. du P. 1950. *Oor die herkoms van Afrikaans*. Kaapstad: Universiteit van Kaapstad.

Scholtz, J. du P. 1963/1981. *Taalhistoriese opstelle: Voorstudies tot 'n geskiedenis van Afrikaans*. Kaapstad: Tafelberg.

Scholtz, J. du P. 1965a [1939]. *Die Afrikaner en sy taal 1806–1875*. Kaapstad: Nasionale Pers.

Scholtz, J. du P. 1965b. *Afrikaans uit die Vroeë Tyd. Studies oor die Afrikaanse taal en literêre volkskultuur van voor 1875*. Kaapstad: Nasou.

Scholtz, J. du P. 1972. *Afrikaans-Hollands in die agtiende eeu*. Kaapstad: Nasou.

Scholtz, J. du P. 1975. *Naamgewing aan plante en diere in Afrikaans*. Kaapstad: Nasou.

Scholtz, J. du P. 1980. *Wording en ontwikkeling van Afrikaans*. Kaapstad: Tafelberg.

Scholtz, L. 2018. Niemand is nét goed of nét sleg. Netwerk24 (geplaas op 19 Julie 2018). https://www.netwerk24.com/Stemme/Menings/niemand-is-net-goed-of-net-sleg-20180718.

Snayers, J.H. 2012. Die rol van taalaktivisme by die herwaardering van moedertaalonderrig in Suid-Afrikaanse skole. Ongepubliseerde Ph.D.-proefskrif. Bloemfontein: Universiteit van die Vrystaat.

Steyn, J.C. 1980. *Tuiste in eie taal. Die behoud en bestaan van Afrikaans*. Kaapstad: Tafelberg.

Steyn, J.C. 1986. Die politisering van taal. *S.A. Tydskrif vir Taalkunde*, 4(3):54–81. https://doi.org/10.1080/10118063.1986.9724222

Steyn, J.C. 1987. *Trouwe Afrikaners. Aspekte van Afrikanernasionalisme en Suid-Afrikaanse taalpolitiek 1875–1938*. Kaapstad: Tafelberg.

Steyn, J.C. 1992. Drie soorte dreigende funksieverliese vir Afrikaans. *Tydskrif vir Geesteswetenskappe,* 32(2):155–163.

Steyn, J.C. 1995. Afrikaans in 'n nuwe bedeling: terugslae, groei en reaksies op bedreigings. *Tydskrif vir Geesteswetenskappe,* 35(4):280–292.

Steyn, J.C. 1998. Nuwe aktiwiteite rondom Afrikaans: die totstandkoming van 'n "Afrikaanse Oorlegplatform". *Tydskrif vir Geesteswetenskappe,* 38(4):253–264.

Steyn, J.C. 2014. "*Ons gaan 'n taal maak*". *Afrikaans sedert die* Patriot-*jare*. Pretoria: Kraal-Uitgewers.

Van Coller, H.P. & Steyn, J.C. 2005. Taal en aktivisme in 'n tyd van transformasie. D.F. Malherbe-gedenklesing 24. Universiteit van die Vrystaat: Bloemfontein.

Van der Merwe, H.J.J.M. (red.). 1972 (3de druk). *Afrikaans – sy aard en ontwikkeling*. Pretoria: J.L. van Schaik.

Van der Sijs, N. 2013. Op de schouders van onze voorgangers. Jo Daan en het Amerikaans-Nederlands. *Nieuw Letterkundig Magazijn*, 31(1):30–34.

Van der Wal, M. & Franken, E. (reds.) 2010. *Standaardtalen in beweging*. Amsterdam & Münster: Stichting Neerlandistiek VU & Nodus Publikationen.

Van der Westhuizen, G. 2018. Toekoms? Hou aan trots Afrikaans praat. *By [Beeld]*, 4 Augustus: 16. Beskikbaar op Netwerk24. https://www.netwerk24.com/Stemme/Profiele/kyk-diplomaat-vir-afrikaans-20180803.

Van der Wouden, T. (ed.) 2012. *Roots of Afrikaans. Selected writings of Hans den Besten*. Amsterdam: John Benjamins. https://doi.org/10.1075/cll.44

Van Heerden, M. & Du Plessis, H. 2018. *Van Afrikaans gepraat*: 'n onderhoud met Hans du Plessis. Beskikbaar op LitNet (geplaas 23 Oktober 2018). https://www.litnet.co.za/van-afrikaans-gepraat-n-onderhoud-met-hans-du-plessis/.

Van Heerden, M. & Viljoen, H. 2018. Kreolisering, die Afrikaanse letterkunde en kultuur 'n onderhoud. Beskikbaar op LitNet (geplaas 17 Julie 2018). https://www.litnet.co.za/kreolisering-die-afrikaanse-letterkunde-en-kultuur-n-onderhoud/.

Van Huyssteen, G.B.; Botha, M.; & Antonites, A. 2016. Die Virtuele Instituut vir Afrikaans (VivA) en markbehoeftes in die Afrikaanse gemeenskap. *Tydskrif vir Geesteswetenskappe*, 56(2-1):410-437. https://doi.org/10.17159/2224-7912/2016/V56N2-1A8

Van Oort, C.P. 2008. Die ontwikkelingsgeskiedenis van Afrikaans: 'n Inklusiewe perspektief en implementering in 'n lesreeks. Potchefstroom: Noordwes-Universiteit, Potchefstroomkampus. Ongepubliseerde PhD-proefskrif.

Van Oort, C.P. & Carstens, W.A.M. 2014. Die onderrig van Afrikaanse woordeskap en variëteite vanuit 'n inklusiewe taalgeskiedkundige perspektief. *Tydskrif vir Geesteswetenskappe,* 54(4):693-707.

Van Rensburg, F.I.J. (red.) 2004. *Afrikaans, lewende taal van miljoene*. Pretoria: Van Schaik.

Van Rensburg, M.C.J. (projekleier). 1984. Die Afrikaans van die Griekwas van die tagtigerjare. Ongepubliseerde finale verslag aan die Raad vir Geesteswetenskaplike Navorsing. Bloemfontein: Universiteit van die Oranje-Vrystaat.

Van Rensburg, M.C.J. (red.). 1987. Die Afrikaans van die Richtersveld. Verslag aan die Raad vir Geesteswetenskaplike Navorsing. Pretoria: RGN.

Van Rensburg, M.C.J. 1989a. Soorte Afrikaans. In Botha, T.J.R. (hoofred.), 1989:436-467.

Van Rensburg, M.C.J. 1989b. Oor die depolitisering van Afrikaans: vertrekpunte vir 'n gesprek. *Tydskrif vir Letterkunde,* XXVII(2), Mei:42-47.

Van Rensburg, M.C.J. 1990. *Taalvariëteite en die wording van Afrikaans in Afrika*. Bloemfontein: Patmos.

Van Rensburg, M.C.J. 1992. Op soek na Afrikaans – oor ontbrekende perspektiewe in die Afrikaanse geskiedskrywing. In Barkhuizen, J.H. & andere (reds.). 1992. *Hupomnema: feesbundel opgedra aan prof. J.P. Louw*. Pretoria: Universiteit van Pretoria, Departement Grieks, pp. 307-329.

Van Rensburg, M.C.J. 1995. Oor Afrikaans se kreoolse status. In Bosman, N. (red.). *'n Man van woorde*. Pretoria: J.L. van Schaik, pp. 116-131.

Van Rensburg, M.C.J. 1996. Is Koi-invloed op Afrikaans werklik Koi-invloed? *Taal en Tongval*, 9:128-145.

Van Rensburg, C. (M.C.J.) 2012. *So kry ons Afrikaans*. Pretoria: LAPA.

Van Rensburg, C. (M.C.J.) 2013. 'n Perspektief op 'n periode van kontak tussen Khoi en Afrikaans. *Literator,* 34(2):1-11. https://doi.org/10.4102/lit.v34i2.413

Van Rensburg, C. (M.C.J.) 2015a. Oor die eerste 50 jaar se maak aan Standaardafrikaans. *Tydskrif vir Geesteswetenskappe*, 55(3):319-342. https://doi.org/10.17159/2224-7912/2015/v55n3a1

Van Rensburg, M.C.J. 2015b. Khoi en Oosgrensafrikaans. *Spil Plus*, 47:75-97. https://doi.org/10.5842/47-0-652

Van Rensburg, M.C.J. 2016a. Die vroegste Khoi-Afrikaans. *Tydskrif vir Geesteswetenskappe*, 56(2-1):454-476. https://doi.org/10.17159/2224-7912/2016/V56N2-1a10

Van Rensburg, M.C.J. 2016b. Beginafrikaans. Beskikbaar op LitNet (geplaas 18 November 2016). http://www.litnet.co.za/beginafrikaans/.

Van Rensburg, M.C.J. 2016c. Twee betekenisvolle momente in die geskiedenis van Kaaps. In Hendricks, F.S. & Dyers, C. (reds.), 2016:49-58.

Van Rensburg, M.C.J. 2017. Ná honderd jaar: die Afrikaans van die eerste taalkommissie. *Tydskrif vir Geesteswetenskappe*, 57(2-1):249-270.

Van Rensburg, M.C.J. 2018a. *Van Afrikaans gepraat.* Pretoria: Malan Media & Lapa.

Van Rensburg., M.C.J. 2018b. *Finding Afrikaans*. Pretoria: Malan Media & Lapa.

Van Rensburg, M.C.J.; Davids, A.; Ferreira, J.; Links, T.; & Prinsloo, K.P.. 1997. *Afrikaans in Afrika*. Pretoria: Van Schaik.

Van Rooy, B. 2017. Die Afrikaanse taalkunde van toeka tot nou. In Carstens, W.A.M. & N. Bosman (reds.), 2017:1-26.

Viljoen, H. 2018. Kreolisering van die wêreldletterkunde by D.J. Opperman. *LitNet Akademies,* 15(2). https://www.litnet.co.za/kreolisering-van-die-wereldletterkunde-d-j-opperman/.

Von Wielligh, G.R. 1925. *Ons geselstaal. 'n Oorsig van gewestelike spraak soos Afrikaans gepraat word*. Pretoria: J.L. van Schaik.

Webb, V.N. 1992. Konflik in die Suid-Afrikaanse samelewing en die rol van taal. *Tydskrif vir Geesteswetenskappe,* 32(2):104-123.

Webb, V.N. 1998. Herstandaardisering en sintaktiese diversiteit. In Gouws, R.H. & Feinauer, I. (reds.). *Sintaksis op die voorgrond*. Pretoria: J.L. van Schaik Akademies, pp. 183-192.

Webb, V.N. 2010a. Constructing an inclusive language community from two mutually excluding ones: The third Afrikaans language movement. *Tydskrif vir Letterkunde*, 47(1):106-120. https://doi.org/10.4314/tvl.v47i1.50495

Webb, V.N. 2010b. Standaardafrikaans: 'n vurk in die pad? 'n Taalpolitieke perspektief. In Van der Wal, M. & Francken, E. (reds.), 2010:193-214.

Webb, V.N. (red.). 1992. *Afrikaans ná Apartheid*. Pretoria: Van Schaik.

Webb, V.N. & Du Plessis, L.T. (eds.). 2006 (12de druk 2012). *The Politics of Language in South Africa*. Pretoria: J.L. van Schaik.

Wepener, C. 2018. Wit manier van doen net een van vele. *By* [*Beeld*], 4 Augustus:18.

Willemse, H. 2009. Verandering en toekoms: om 'n kreoolse Afrikaans te bedink. Beskikbaar op LitNet (geplaas 8 Oktober 2009). https://www.litnet.co.za/verandering-en-toekoms-om-n-kreoolse-afrikaans-te-bedink/.

Wyngaard, H. 2018. Ashwin en 'n tong wat sny of salf ... *Rapport Weekliks*, 24 Junie:6.

Zietsman, P.H. 1992. *Die taal is gans die volk. Woelinge en dryfvere in die stryd om die Afrikaner se taal*. Koedoespoort: Sigma Press.

# Tussenspel 6

## Apophrades

'n Gedig vir J.C. Steyn

deur Joan Hambidge

My verse sleep vlerk
by die dooies: daardie digters
in die baldakyne van my taal
getrippelmaat, getrema én gekodeskrif.
Die vaatwerk van hul verse
só perfek saamgevoeg
met patene en siborieë.
Ek plaas in 'n muntkissie
in naberou treuselend my aflaat:
mea culpa, mea maxima culpa
oor 'n vorige bestel só boos.
Mag hulle stemme bly ópklink
soos daardie trotse Steinway,
in 1936 uit Duitsland ingevoer.
Wonderskone musiek draal steeds
in die Bloemfonteinse stadsaal:
puin en sinnelose kruistogte ten spyt.

## Hoofstuk 7

# Die identiteit van die verbeelde Afrikaanssprekende gemeenskap soos vergestalt in gedrukte advertensies uit kommersiële tydskrifte

deur Angelique van Niekerk

Afrikaanssprekendes is, onder andere weens die kommoditeitswaarde van Afrikaans, ’n verbeelde gemeenskap met ’n gedeelde denkraamwerk. Daar word in hierdie bydrae van die vertrekpunt uitgegaan dat handelsmerkeienaars sedert die demokratisering van Suid-Afrika, en ten spyte van die daarmee gepaardgaande groeiende funksieverliese vir Afrikaans, toenemend bewus word van Afrikaans se kommoditeitstatus.

Hierdie ideologiese verskuiwings in Suid-Afrika blyk onder andere uit die aktualiteit van die temas *ras* en *inklusiwiteit* in bekroonde Afrikaanse literêre tekste van die afgelope meer as vier dekades, soos *Kroniek van Perdepoot* van Anna M. Louw (Hertzogprys, 1975), *Die swerfjare van Poppie Nongena* van Elsa Joubert (Louis Luyt- en W.A. Hofmeyerpryse in 1979), *Houd-den-Bek* van André P. Brink (CNA-prys vir die Engelse weergawe daarvan in 1982) en *Agaat* van Marlene van Niekerk (Hertzogprys in 2007) – om maar enkeles te noem. ’n Ander neerslag daarvan is die funksieverlies wat Afrikaans toenemend ly binne die politieke bedeling ná apartheid, byvoorbeeld as onderrigtaal (waaroor wyd in die

media berig word) – wat strydig staan met die feit dat die Afrikaanse boekemark, filmbedryf, musiekbedryf, ensovoorts terselfdertyd gedy. Die teenswoordige Suid-Afrikaanse politieke konteks bevoordeel Afrikaans hoegenaamd nie. Trouens, dit blyk selfs dat daar 'n stigma aan Afrikaans kleef, waarvan argumente op openbare platforms (koerantberigte, tersiêre kampusdebatte) ten gunste van die wegdoen met Afrikaans getuig. Dit is as 't ware soms bykans polities-inkorrek om Afrikaans te wees in die eietydse, "inklusiewe" Suid-Afrika. Bemarkers van (Afrikaanstalige) handelsname soos *Virseker, Lekker slaap, RSG* en *Rapport,* asook van organisasies soos die ATKV en die FAK, dra egter deur hul reklameveldtogte (plakkate, tydskrifte, radio-advertensies, ensovoorts) 'n bepaalde gunstige beeld van Afrikaans en Afrikaanssprekendes uit, juis vanweë hul beklemtoning van Afrikaans se kommoditeitswaarde.

In die onderhawige ondersoek sal, aan die hand van die sosiale representasie-teorie (SRT) soos toegepas op die benutte datastel verderaan ter sprake, na die aanwending van sodanige verankerde beelde aangaande Afrikaans en sy sprekers verwys word. Daar word byvoorbeeld kennelik staatgemaak op Afrikaanssprekendes se ervaring van – om 'n bekende boektitel van J.C. Steyn (1980) te eggo – 'n "tuiste in eie taal".

'n Behoefte aan identiteitserkenning kom dikwels juis na vore wanneer 'n groep se identiteit bedreig word (Moscovici 2008: 104). Die wegval van byvoorbeeld ou ekonomiese en politieke sekerhede in Suid-Afrika het te verwagte druk op die Afrikaanstalige gemeenskap geplaas. Die voorheen verbeelde tuiste in eie taal is welbekend, soos blyk uit onder andere Zietsman (1992) se publikasie *Die taal is gans die volk*. Anderson (1991: 3) is van mening dat die behoefte om te behoort (om "nation-ness" te ervaar) universele en legitieme geldigheid het, en dat die einde daarvan nie in sig is nie, ten spyte van die feit dat die konsep *nasie* in die huidige konteks van globalisasie moeilik geword het om te definieer. Sy argument dat nasionalisme 'n bepaalde kulturele konstruksie is, maak in die lig van die hier gehanteerde datastel (advertensies) baie sin. Die merkbare aanwesigheid van tekens van bepaalde kulturele goedere en die taaleie (idiomatiese en metaforiese taalgebruik) is byvoorbeeld tekenend van 'n gedeelde denkpatroon ("shared beliefs" – ibid.) deur 'n verbeelde gemeenskap, waarbinne Afrikaanstalige advertensies gerig (kan) word aan 'n bepaalde gemeenskapsdeel. Nasionalisme beoog die vorming van gemeenskappe wat in werklikheid nie bestaan nie; dit behels die verbeelding van gemeenskappe van betreklike groot omvang waarvan die bestaanslegitimiteit onderskei word deur "the style in which they are imagined" (ibid.).

Die kommunikatiewe aard van, en die taalgebruik in, advertensies waarmee ’n Afrikaanse gemeenskap as ’t ware verbeel word, is derhalwe die fokus van die onderhawige bydrae.

Die verband tussen taal, menswees en kommunikasie binne ’n bepaalde kulturele konteks staan wat Afrikaans betref, soos onder meer in Carstens & Raidt (2017: 24, 27) aangetoon, natuurlik ook wydsbeen gegrondves op twee kontinente, naamlik Afrika en Europa (wat laasgenoemde betref: meer spesifiek die Lae Lande). Afrikaans se Nederlandse herkoms én sy Afrika-wortels is juis die tema van ondersoek in vele bestaande diachroniese studies. Anderson (1991: 36) verwoord die soeke na die identiteit van ’n verbeelde gemeenskap (“imagined communities”*)* soos volg:

> [N]othing perhaps more precipitated this search, nor made it more fruitful, than print-capitalism, which made it possible for rapidly growing numbers of people to think about themselves, and to relate themselves to others[.]

In aansluiting by Anderson se redeneringswyse kan geargumenteer word dat die sigbaarheid van Afrikaans (in die media, musiek-, filmbedryf, ensovoorts) te make het met kommersiële gewin deur middel van Afrikaans. Heelparty handelsname en -veldtogte speel in op die verbeelde Afrikaanse gemeenskap se taaltrots. Dit is as ’t ware te verwagte dat die bekende Afrikaanse versekeringsmaatskappy *Virseker* se advertensies die hoofopskrif “Trots Afrikaans” sal hê. Die visuele keuses in die advertensiereeks van *Virseker* sluit dan kenmerkend ook tradisionele eetgoed van Afrikaanse huishoudings in, byvoorbeeld, melktert, koeksisters, braaivleis, ensovoorts. Die benutting van die taaleie en ’n appèl op taaltrots is te verwagte van taalspesifieke handelsname soos die *ATKV* (’n alombekende Afrikaanse taal- en kultuurvereniging), *RSG* (die Afrikaanstalige nasionale radiostasie) en Afrikaanstalige TV-kanale soos *VIA* op *DStv*.

Die frekwensie van die gebruik van Afrikaanstalige idiomatiese uitdrukkings in sulke reklame verg ’n studie op sy eie. Handelsname soos *SABC2* TV-kanaal, *Le Creuset*-kombuisware of *Sasko*-koekmeel se reklame is weliswaar nie eensydig taalspesifiek (Afrikaans) nie, alhoewel dit ook gerig word op die Afrikaanstalige mark. Opvallend blyk uit sulke reklame egter die gebruik van idiomatiese uitdrukkings en kultuurgoedere wat spesifiek aan dié van ’n verbeelde Afrikaanstalige gemeenskap herinner.

Die enge verband tussen die benutting van die taaleie en kultuurspesifieke verwysings is te verwagte in ’n advertensie soos die volgende vir die ATKV:




Figuur 1: *ATKV* vakansie-oorde [*Huisgenoot*, 2012]

Die talige verwysing na die Afrikaanse volksliedjie "Aanstap Rooies" (en die implisiete verwysing na die rooi Afrikanerosse waarmee daar geboer en getrek is) wek dadelik reaksie op 'n emosionele vlak. Op visuele vlak is daar in die aanbieding

die kontras van die (metafories) rooi strandplakkies teenoor die toerygskoolskoene. Uit die benutting van die motiewe *wegbreek-uit-die-stad* (want Afrikaanse mense is verknog aan die grond/plaas) en *gesinsaanbiedings,* tesame met woordkeuses soos "kappityt" en "sakpaswegbreek" en "liries", is die advertensie beslis afgestem op 'n baie spesifieke Afrikaanstalige mark.

Die bemarkingsboodskap: Kom *span uit* by 'n *ATKV*-oord met verskeie vakansie-opsies, gerig op 'n *wegbreek-uit-die-stad*-ervaring met die hele *gesin*; iets waaroor jy sal *liries raak* omdat jy (as Afrikaanssprekende) kultureel *tuis* sal voel.

## Doelwitte van die onderhawige ondersoek

Daar sal gepoog word om,

— aan die hand van resente gesaghebbende (historiese/taalhistoriese) bronne oor Afrikaans en sy sprekers se geskiedenis in Suid-Afrika, 'n beeld te gee van die herhaalde motiewe en temas wat daarin voorkom en wat as potensiële identiteitmerkers van die *verbeelde Afrikaanssprekende gemeenskap* ("imagined community") kan dien; asook om,

— aan die hand van die sodanig geïdentifiseerde motiewe en temas, en met behulp van *verankering* as deelteoretiese (analitiese) konstruk binne die sosiale representasieteorie (SRT), te wys op die aard van die eietydse voorstelling (representasie) van Afrikaans en sy sprekers in die (hoofstroom) kommersiële tydskrifmark in Suid-Afrika.

## Analitiese vertrekpunte: insigte uit die sosiale representasieteorie (SRT)

Greg Myers (1994) argumenteer reeds in sy boek *Words in Ads* dat ons as mense deur ons verhouding met kommoditeite / materiële dinge gedefinieer word. Hoe daar met Afrikaanstaliges in advertensies oor kommoditeite gekommunikeer word, is deel van die fokus van die onderhawige ondersoek. Advertensies word juis in die literatuur oor die reklamewese aangedui as 'n tipe *kulturele erfenis* wat ondersoek regverdig.

Die sosiale representasieteorie (SRT) is by uitstek 'n teorie van maatskaplike kennis. "Kennis" verwys hier nie slegs na feitelike inligting nie, maar na *gedeelde*

*denkraamwerke* ("belief systems"). Die fokus val op die sirkulasie van betekenis en begrip in 'n samelewing wat deur diversiteit en massamedia gekenmerk word (Morant 2006: 818).

Die SRT is deur die sosiale sielkundige Serge Moscovici ontwikkel. In 1961 het hy die boek *La Psychanalyse: Son Image et Son Public* gepubliseer (in 2008 in Engels verskyn as *Psychoanalysis. Its Image and Its Public*). Hierin word die verspreiding van psigo-analitiese denke deur die Franse media, en die transformasie daarvan tot sosiale representasies, bestudeer (Höijer 2011: 4). Moscovici beklemtoon (soos aangedui deur Augoustinios, Walker & Donaghue 2006: 36) die sentrale posisie van kollektiewe groepe (kulture) en ideologie in sosiale sielkunde. Derhalwe leen die aard van die SRT-teorie sig ideaal as analitiese konstruk in die identifisering van geïmpliseerde bemarkingsboodskappe.

Volgens Moscovici (1988: 214) het sosiale representasies 'n tweeledige doel. Die eerste hiervan is dat dit 'n vlak/orde beskikbaar stel wat individue in staat stel om hulself ten opsigte van hul sosiale omgewing te oriënteer. Die tweede funksie is om doeltreffende kommunikasie tussen lede van 'n gemeenskap te bemiddel. Laasgenoemde behels dat daar 'n kode vir sosiale omgang en een vir die ondubbelsinnige benoeming en kategorisering van die verskeie aspekte van die bepaalde gemeenskap se ervaringswêreld en geskiedenis in plek gestel word. Sulke sosiale kodes wat handelsmerkeienaars gebruik om met hul bepaalde teikenmark te praat, is die fokus van die onderhawige ondersoek, juis vanweë die feit dat die kodes ook iets kommunikeer oor die veronderstelde identiteit van die verbeelde gemeenskap, in hierdie geval die Afrikaanse gemeenskap.

Höijer (2011: 3–4) stel ondersoek in na die versoenbaarheid van die SRT met mediagerigte navorsing, naamlik waar die SRT-toepassing rondom prosesse rakende die vorming van kollektiewe begrip sentreer. Augoustinios & andere (2006: 36) se navorsing handel oor die SRT se funksie met betrekking tot sosiale bewustheid. Hulle sien die funksie van die SRT-toepassing as 'n strewe na begrip van individuele sielkundige funksionering, naamlik deur die individu te beskou binne sy/haar sosiale, kulturele en kollektiewe omgewing. Volgens Augoustinios-hulle (2006: 48) word representasies van (lede van) 'n gemeenskap in die sosiale bewuswordingsproses geobjektiveer tot kognitiewe of visuele elemente. Dié elemente vorm gesamentlik 'n identiteitskern, wat in die geheue gestoor en tydens kommunikasie herroep word.

Rateau, Moliner, Guimelli & Abric (2012: 478) argumenteer dat 'n individu se persepsie van sy/haar omgewing deur die groepe waartoe hy/sy behoort, gevorm

word. ’n Individu se siening van die wêreld word in ’n groot mate gevorm deur middel van kommunikasie en interaksie met lede van sulke groepe. Deur herhaalde kontak met die verskillende sosiale groepe verkry, dra die individu kennis, oortuigings en waardes oor wat hom/haar toelaat om ’n beeld wat deur die groep gedeel word aangaande dinge en mense, vir sigself te vorm. Moscovici (2001: 18) definieer sosiale representasie daarom as die raamwerk waarvolgens gedeelde konsepte gekies en gekombineer word.

Sosiale representasies kom dikwels na vore wanneer die groep se identiteit bedreig word (Moscovici 2008: 104). Dit wat dus potensieel bedreig word, word verromantiseer. Hierdie kenmerk van sosiale representering skakel met ’n besinning oor identiteit en oor waarheen die individu/groep op pad is (Davis 1979: 31).

In terme van die SRT is sielkundige ervaring iets wat bemiddel en bepaal word deur die mate waartoe die individu deel van die (verbeelde) groep is. Die (meerderheid) lede van so ’n groep deel grootliks dieselfde sienings, omgewing en taal as die bepaalde individu. Die SRT gaan uit van die standpunt dat die individu ’n sosiale wese is waarvan die identiteit deur middel van kollektiwiteit (’n groepsverband) opgebou is (Augoustinios & andere 2006: 36). Moscovici (2000: 41) redeneer dat dit ingewikkeld is om onbekende woorde, idees of konsepte na iets om te skakel wat bekend is. Hy identifiseer twee prosesse wat laasgenoemde vergemaklik, naamlik *verankering* en *objektivering* – meganismes waardeur sosiale representasies geskep kan word.

Die sosiale praktyke van gemeenskappe is primêr op hul beskouing van die werklikheid gegrond. Sosiale representering is as ’t ware die hulpmiddel waardeur ’n groep die werklikheid interpreteer en vervolgens hul kommunikasie en gedrag rig (Moscovici 2008: xxix).

Rateau & andere (2012: 479) identifiseer egter ook ’n tweede bewys vir die bruikbaarheid van die SRT. Omdat die SRT ’n teorie is wat op sosiale verbintenisse fokus, verskaf dit volgens hulle insig oor dinge en gebeure wat mense met ander en hul belewingswêreld verbind. Juis daarom is die SRT volgens Lahlou (2001: 132) geskik vir die beskrywing van (maatskaplike) kwessies wat steeds in wording is of wat verandering ondergaan.

Höijer (2011: 3) argumenteer voorts dat die teorie oor sosiale representasie ’n konstruktiewe bydrae ten opsigte van mediagerigte navorsing kan maak. Die SRT identifiseer naamlik ’n aantal kommunikatiewe meganismes, wat ’n verduideliking bied vir die wyse waarop idees gekommunikeer en getransformeer word tot iets wat voorkom of dit voor die hand liggend is. Die fokus is sodoende bemiddelde

kommunikasie, en hoe byvoorbeeld die media sosiale denke konseptualiseer sodat kollektiewe kognisie bewerkstellig word. Die proses van maatskaplike representasie word derhalwe soos volg verwoord deur Moscovici (2000: 160):

> [S]ocial representations participate each time in the global vision a society establishes for itself, and operates at different levels, including large communities like the nation and small subgroups of people.

## Die konsepte *verankering* en *objektivering* ("anchoring and objectification")

In eenvoudige terme kan *verankering* as 'n konstruk beskryf word waardeur 'n individu 'n onbekende objek, idee of verskynsel vergelykenderwys verbind met iets waarmee die individu op *kultuurvlak* reeds bekend is (Moscovici 2000: 42).

*Objektivering*, aan die ander kant, word beskou as die proses om iets wat abstrak is, as 'n konkrete of waarneembare objek te bedink. Sodoende word die abstrakte konkreet voorgestel (Moscovici 2000: 42).

*Verankering* word vir die doel van die onderhawige ondersoek as deelteoretiese konstruk van die SRT in die analitiese raamwerk aangewend.

Volgens Augoustinos *et al.* (2006: 39) behels verankering as konsepsionele meganisme die kategorisering en benoeming van onbekende of nuwe artefakte, of sosiale stimuli. Dit geskied deur die onbekende met die *welbekende en kultureeltoeganklike* in verband te bring. Dit beteken dat daar van 'n prototipe of model gebruik gemaak word. Sodoende word die onbekende voorwerp perspektiewelik in verband met die bekende geplaas. Op grond van die vergelykings wat getref word, kan 'n besluit geneem word dat die onbekende voorwerp soortgelyke kenmerke as die prototipe het, of dat dit heeltemal anders as die prototipe is (Augoustinos & andere 2006: 39).

Moscovici (2008: 104) beskryf *verankering* daarom as die proses wat deur die samelewing aangewend word om 'n sosiale voorwerp in 'n bruikbare instrument te verander. Hierdie voorwerp word dan volgens die voorkeure van die groep op bestaande maatskaplike kwessies (taaltrots, in die geval van die onderhawige ondersoek) toegepas. Die bruikbaarheid van bepaalde talige en visuele kodes word as oorredingsinstrument ondersoek, naamlik in die mate waarin die seleksie van die welbekende en kultureel-toeganklike tekenend is van die identiteit van 'n bepaalde taalgroepsegment (in dié geval: (middelklas) Afrikaanstalige

verbruikers). Die Afrikaanstalige mark is ook die lesers en kopers van algemene sirkulasie-tydskrifte met ’n kommersiële doel, soos *Huisgenoot*, *Weg*, *Tuis*, *Sarie*, *De Kat*, *Landbouweekblad*, *GET IT, FHM* en *LiG* – tydskrifte wat telkens, waar toepaslik, in die datastel erken word. ’n Enkele voorbeeld is ook uit *Taalgenoot* ingesluit, alhoewel dié nie geklassifiseer word as algemene sirkulasie-tydskrif met ’n kommersiële doel nie; dit is naamlik ’n kwartaallikse nismark-kultuurtydskrif van die ATKV (Afrikaanse Taal- en Kultuurvereniging). Laasgenoemde voorbeeld word nie gehanteer as een van dié wat binne die breë analiseraamwerk val nie; in die lig van die aard van die ondersoek met betrekking tot (die Afrikaanse) identiteit, taal en kultuur, kon dié tydskrif egter nie totaal buite rekening gelaat word nie. Die aantal advertensies in die *Taalgenoot* is beperk; weinig reklame deur kommersieel-gerigte handelsname word daarin opgeneem, dit wil sê in vergelyking met wat in kommersieel-gedrewe tydskrifte soos *Huisgenoot, Landbouweekblad* en *Sarie* die geval is.

Höijer (2011: 7-12) onderskei tussen verskillende verankeringsmeganismes, naamlik benoeming en klassifisering (“naming and classifying”), emosionele verankering (“emotional anchoring”), tematiese verankering (“thematic anchoring”), verankering in teenstellings (“anchoring in antinomies”) en verankering deur metafore (“anchoring by metaphors”). Uit die ontleding hierna van die datastel aan die hand van die teoretiese vertrekpunte rondom verankering as deelteoretiese konstruk sal dit duidelik word dat veral metaforiek en emosionele verankering ’n beduidende rol speel in die skep van geïmpliseerde bemarkingsboodskappe. Daaruit sal voorts blyk dat die taaleie (taalspesifieke maniere van kommunikeer) beslis as verankeringsmeganisme tot Höijer se lys gevoeg moet word. Dit is waarskynlik iets wat te wagte moet wees, in die lig daarvan dat ’n noue band tussen taal en identiteit, veral in die bepaalde datastel betreffende Afrikaanstalige advertensies, veronderstel kan word. Ter illustrasie van die insluiting van die taaleie as verankeringsmeganismes word drie voorbeelde van generiese handelsname (van ’n TV-kanaal, en van die vervaardigers van koekmeel en kombuisware) ingesluit by die analise. Die verankering van die geïmpliseerde bemarkingsboodskappe is in die bepaalde gevalle beslis ook metafories én emosioneel van aard (soos Höijer aangaande sulke boodskappe verwag) – maar hier speel die taalspesifieke ’n beslissend bydraende rol in die skep van die geïmpliseerde bemarkingsboodskap.

Daar word telkens, in die identifisering van die geïmpliseerde bemarkings-boodskappe in die ondersoekte gevalle, a) melding gemaak van die tersaaklike verankeringsmeganismes (by wyse van benamings wat in die relevante

literatuurteorie benut is), terwyl b) die tersaaklike woordkeuses uit die advertensie in die formulering daarvan by wyse van kursivering in die teks beklemtoon word.

Met dié advertensie in Figuur 2 word ’n beroep gedoen op Afrikaanstaliges se kennis van die vaste idiomatiese uitdrukking *geraamte in die kas.* Die rasprofiel van die karakters in die advertensie pas by ’n tydsgees waarvolgens diversiteit (oftewel insluiting van wat tot ’n verskeidenheid behoort) voorop staan. (Slegs een van die vier akteurs is blank en – verondersteld – ook Afrikaanssprekend.) Die bepaalde kanaal se aanbod is boonop hoegenaamd nie gerig op slegs die Afrikaanstalige segment van die Suid-Afrikaanse bevolking nie.

Die gerigtheid op ’n Afrikaanstalige teikenmark met die bepaalde program moet gelees word teen die agtergrond van die belang van ’n rooskleurige uitbeelding van rasintegrasie en van veeltaligheid (waar Afrikaans ook by laasgenoemde ingesluit is) in bekende Suid-Afrikaanse TV-sepies soos *7de Laan*, *Getroud met Rugby* en *Binnelanders* die afgelope 10-15 jaar. Daar sou geargumenteer kon word dat sowel benoeming as emosionele verankering in hierdie advertensie ter sake is. Die ideaal van rasintegrasie, oftewel bevolkingsinklusiwiteit, is die aandagpunt (“point of interest”) in die advertensie. Inklusiwiteit is juis een van die herhalende motiewe wat in die literatuuroorsig van die onderhawige ondersoek gelys is.

Bemarkingsboodskap: Kyk *SABC2* TV-kanaal vir ’n variasie van intrige (*geraamtes in die kas*) soos dit in verskillende TV-reekse met jou reeds bekende sepie-sterre voorkom.




Figuur 2: *SABC2* TV-kanaal [*Huisgenoot*, 2014]

Die opskrif – en enigste talige aspek (naas die slagspreuk as deel van die logo) – in dié advertensie in Figuur 3 van ’n handelsnaam wat beslis nie net aan Afrikaanstaliges bekend is nie, is op emosioneel en metaforiese vlak eng verweef met die taalspesifieke kultuurgoedere van ’n bepaalde groep Afrikaanssprekendes (naamlik Afrikaners). Dit gaan nie net om letterlike koekies nie, maar metafories om die geestesgoedere, soos vervat in die kinderliedjie wat met *Handjies klap, koekies bak* begin, wat welbekend is onder die lede van die Afrikaanse mark waarop waarskynlik gemik word. Die visuele item (soetkoekies met harde versiersuikerpatrone op) neem die teikenmarklede waarskynlik ook op ’n emosionele (nostalgiese) reis na hul kinderdae. Bemarkingsboodskap: Gebruik *Sasko*-meel vir soetgebak en die tuisbederf van jou geliefdes, presies soos jy dit koester jou kinderdaeherinnerings (waarby ’n liedjie soos “Handjies klap, koekies bak” gesing moes word).

Die talige verwysings in Figuur 4 na *familie*, *tuisgemaakte dis* en die *feesseisoen* in die subteks – in tandem met die idiomatiese uitdrukking *die kersie op die koek,* geplaas op ’n vlak in allesoorheersende rooi wat Afrikaanstaliges tradisioneel met Kerstydversiering verbind – anker dié advertensie emosioneel én talig, sodat die breë Afrikaanse spraakgemeenskap as teikenmarkgebruiker uit die verf tree.

Bemarkingsboodskap: *Le Creuset* is letterlik én figuurlik die bydraende *kersie op die koek* van jou *tuisgemaakte disse* vir *familie-kuiers* in ’n spesiale *feestyd* (soos *Kersfees*).




Figuur 3: *Sasko*-koekmeel [*De Kat*, 2012]




Figuur 4: *Le Creuset*-kombuisware [*Tuis*, 2012]

## Teoretiese vertrekpunte

Die welbekende verband tussen *taal* en *identiteit* wat betref die Afrikaanssprekende gemeenskap was (soos boontoe aangedui) die rasionaal vir die identifikasie van heelparty merkers van sodanige identiteit uit bestaande historiese en taalhistoriese bronne oor Afrikaans en Afrikaanstaliges. Vervolgens word daar eers aan die konsepte *identiteit* en *nasie* aandag gegee, waarna gegewens in hierdie verband uit die bepaalde historiese en taalhistoriese bronne aandag geniet. Daar word afgesluit met 'n opgaaf van agt tematiese merkers van identiteit uit die genoemde bronne.

## Identiteit, nasionaliteit en taal

Olick (2013: 3-5) skryf, in sy boek *The Politics of Regret*, die talle globale veranderinge in die afgelope dekades veral toe aan veranderinge met betrekking tot taal en kultuur, wat weer direk verband hou met die kompleksiteit van die rol van die massamedia in die kontemporêre lewe en in die sekulêre ekonomie. Hy vra hom tereg af:

> If narrative is constitutive of identity, an instrument of politics and an expression of culture, what happens when an organization cannot tell such stories in an unproblematic fashion?

Sy verwysing na die konsep *kollektiewe geheue* – oftewel: "shared beliefs" – as iets waarop in advertensies ingespeel word om identiteit te help oproep, is ter sake vir die onderhawige ondersoek. Selfs individuele herinneringe is maatskaplik geraam, omdat geheue nie net die byproduk is van 'n groep se bestaan nie, maar dit is die lewensaar van die groep as sodanig. Wat word dus deur die massamedia gekies vir Afrikaanstaliges om te onthou? Wat word Afrikaanstaliges daardeur as 't ware veroorloof om te onthou en te koester? S*ó* gesien, kan daar geargumenteer word dat die kollektiewe geheue iets is wat as 'n tipe kulturele erfenis uitspeel – soos bevestig in die literatuur hieroor.

Olick (2013: 55) argumenteer dat, in terme van wat die herdenkingsretoriek ("commemorative rhetoric") genoem kan word, die verlede die hede vorm deurdat daar aanvaar word dat die verlede iets bied vir die hede: "In times of rampant change, the past provides a necessary point of reference for identity and action." Navorsers ondersoek in hierdie verband hoe mense herinneringe gebruik om identiteit op te roep, asook hoe dominante narratiewe in hierdie verband alternatiewe narratiewe

onderdruk sodat groepe vir ’n beter perseptuele posisie kan beding. Die aard van die narratief oor Afrikaans en Afrikaneridentiteit, soos vergestalt in die massamedia, bied kennelik so ’n ondersoekveld. Olick (2013: 186) is van mening dat dit nie moeilik is om te sien hoe belangrik geheue vir die publieke sfeer is nie; omgekeerd word geheue, só gesien, ’n publieke saak (“public affair”). Die (Afrikaanstalige) publiek, met ’n bepaalde gedeelde geheue en ’n bepaalde talige tuiste, is in terme hiervan die fokus van die onderhawige ondersoek.

Advertensiekommunikasie is ’n relevante vorm van retoriek en ’n heraktivering van die kulturele erfenis waardeur ’n bepaalde blik op Afrikaans en Afrikaanstaliges gebied word; dit bied as ’t ware ’n vergestalting van ’n verbeelde (kollektiewe) identiteit.

’n Advertensie van *Afrikaans.com* (Figuur 25) speel byvoorbeeld, soos te wagte (gesien die aard van die handelsnaam), in op die verband tussen identiteit, taal en die volkseie wanneer daar pertinent die volgende vermeld word (aangaande wat die webtuiste bied): *Dis die uitvloeisel van wie jy is.* Die motiewe *kultuur* en *identiteit* is juis twee van die agt temas wat herhaaldelik vermeld word in die literatuurbronne wat benut is vir hierdie ondersoek se teoretiese raamwerk.

Anderson (1991) gee, in hoofstuk 3 van sy boek *Imagined Communities*, ’n historiese oorsig van die ontstaan van nasionale bewustheid deur onder andere te verwys na die belang van die boekdrukkuns as die skep van “gedrukte kapitaal”, weens die meer permanente aard van gedrukte taal – ’n bate “which sets the stage for the modern nation” (Anderson 1991: 46). Hy wys ook op die vreemde historiese verband tussen nasionale bewustheid, gedrukte tale en nasionale state, iets wat bepaald eiesoortig konfigureer vir die eietydse Afrikaanstalige gemeenskap (as minderheidsgroep) in die veeltalige Suid-Afrika; dit is bepaald anders as vir Franstaliges in Frankryk of Grieksprekendes in Griekeland.

Anderson (1991: 196) se uitspraak oor die sentrale rol wat taal in nasionale identiteitsvorming speel, is nie net aansluitend by di*é in di*e resente Suid-Afrikaanse bronne hierna te berde gebring nie; dit bevestig ook die tendense wat spreek uit die relevante datastel van gedrukte tydskrifadvertensies. Ten spyte daarvan dat hier ’n kwalitatiewe ondersoek onderneem word, is daar genoegsame aanduiding uit die ruimer datastel van die oorhoofse navorsingsprojek dat ’n kwantitatiewe ondersoek hieruit waarskynlik sal kan bevestig dat taalbewustheid (taaleie/taaltrots/taalvernuf) verreweg die tematiese kompleks is wat uitstaan as aandagpunt (“point of interest of the intended target audience”) in die onderhawige versameling advertensies. Dit (taalbewustheid) blyk veel gereelder voor te kom as die ander agt gelyste temas

uit die literatuurondersoek oor Afrikaans en Afrikaneridentiteit – ’n gegewe wat strook met ’n uitspraak van Anderson (1991: 196) dat,

> once one starts thinking about nationality in terms of continuity, few things seem as historically deep-rooted as languages, for which no dated origins can be proven.

Aan die hand van geselekteerde en seminale publikasies oor Afrikaans en die Afrikaner is herhalende en oorvleuelende identiteitsmotiewe geïdentifiseer waarvan die neerslag in advertensies (as vorm van kulturele erfenis), soos dit verskyn het in die gedrukte en algemene sirkulasie-tydskrifte, nagegaan is. Die titels van die hierna genoemde seminale (taal- en kultuur-) historiese publikasies gee reeds ’n aanduiding van die fokus – en relevansie – daarvan vir die onderhawige ondersoek.

Steyn se *Tuiste in eie taal* (1980) ondersoek ’n ander tydvak in die geskiedenis as dié waarop in die onderhawige ondersoek gefokus word, maar die hier relevante motiewe in sy boek oorvleuel met die in resente historiese en taalhistoriese bronne oor Afrikaans en die Afrikaners. Hy maak indertyd reeds die uitspraak (Steyn 1980: 182) dat Afrikanernasionalisme sedert die Eerste Taalbeweging táálgerig was: “In tye waarin die nasionalisme opgebloei het, het Afrikaans die voordelige gevolge daarvan ondervind.” Die waarskynlik logiese teenswoordige teenhanger hiervan is dat Afrikaans nou bedreig word, soos veral sedert 2014 blyk uit onder andere taalbeleidsveranderinge aan universiteite en in mediadebatte oor Afrikaans binne skoolverband. Hierdie bedreiging is waarskynlik die latente voedingsbron vir ’n nuwe en groeiende vlaag gevoelens van taaltrou en -lojaliteit die afgelope tien jaar, soos in die datastel bestryk. Die bestaan van dusdanige opbloei word bekragtig deur groeitendense in die Afrikaanse film-, musiek- en boekebedryf. Interessante statistiek oor die groeiende aandeel van Afrikaans in die film- en uitgewerbedryf is onder andere te vinde by die volgende skakels: http://english.afrikaansipkContentID.com/news-headlines/did-you-know/afrikaans-book-sales en http://nfvf.co.za/home/index.php? =87.

Op die webblad *Afrikaans.com* (s.j.) word daar onder andere na die statisties beduidende aandeel van ’n relatief klein sprekerpopulasie in die totale getal gepubliseerde boeke gekyk. 45% van alle titels wat in Suid-Afrika verkoop word, verskyn in Afrikaans. Gedurende die afgelope tien jaar het die Afrikaanse boekemark verdubbel en 3.6 miljoen Afrikaanse boeke is verkoop. Die advertensiedata gee ook ’n interessante blik op die belang van taal en die rol van die verband tussen taal en identiteit, naamlik wanneer daaruit blyk dat merkbaar gekapitaliseer word

op die taal- en kultuureie-gevoelens van Afrikaanssprekendes – juis in algemene sirkulasie-tydskrifte, wat in die eerste plek 'n winsoogmerk dien.

Die bykans profetiese destydse woorde van Steyn (1980: 430) is steeds geldig in 2019, naamlik waar hy argumenteer dat die variante van moderne nasionalisme die gevolg is van die identiteitloosheidsbelewenis van die moderne mens. Gehegtheid aan die eie word dan 'n soort toevlug. Dit is steeds en toenemend geldig, ook vir Afrikaans in 2019, waar daar konkreet bestek opgeneem kan word van hoe die ekonomiese sektor munt (probeer) slaan uit die koestering van taal- en kultuurgoedere deur Afrikaanstaliges.

In die hoofstuk "Op pad na 'n selfstandiger lewe (sedert 1990)" in sy meer onlangse *"Ons gaan 'n taal maak": Afrikaanse sedert die* Patriot*-jare* lys Steyn (2014: 474) pertinent vier middele wat Afrikaanssprekendes (en ander taalgroepe) gebruik om hulself te verskans:

— die opbou van hul kultuur: letterkunde, toneel, wetenskap, koerante en tydskrifte, sang en musiek, rolprente, radio en televisie en moontlike ander vorme van kuns en vermaak;
— die aankweek van groter taalbewustheid, 'n groter waardering vir die taal, die letterkunde en ander kultuurvorms, en meer taalgetrouheid — as 'n voorwaarde vir
— aktivisme om te probeer verhoed dat Afrikaanse skole en ander instellings verengels, asook vir
— die verwerwing van groter selfstandigheid, wat veral die stigting van eie (selfhelp-) instellings insluit. Laasgenoemde veronderstel instellings waaroor die regering geen seggenskap het en waarop dit dus nie sy verengelsingsbeleid kan afdwing nie.

Steyn (2014: 524) sluit die hoofstuk af deur melding te maak van die belang van Afrikaans vir 'n volledige lewe deur sy sprekers, asook as draer van lewensbehoeftes sodat 'n toekoms vir hulle geskep kan word.

Wat die vermelde vierde aspek in die lys betref, kan daar verwys word na private tersiêre instellings soos Akademia en Aros, wat uitsluitlik in Afrikaans onderrig verskaf en hulle ook sodanig posisioneer.

Giliomee se boek *The Afrikaners* verskyn in 2003; dit is later ook in Afrikaans gepubliseer. In die slothoofstuk maak Giliomee (2003: 665) melding van die feit dat Afrikaans een van vier tale in die wêreld is wat dit in die 20$^{ste}$ eeu kon regkry om standaardtaalstatus te bereik, dit wil sê as taal wat in alle sfere van die openbare lewe gebruik kan word en 'n nasionale geskiedenis, literatuur en media geskep

het. Giliomee (2003: 666) sluit soos volg af met sy perspektief op Afrikaans en Afrikaners ná 1994:

> Living in an inclusive democracy, they were predominantly a religious, law-abiding and pragmatic people, enjoying freedom of speech and other individual rights [...], accepted a common South African identify and the duty to address the challenges that confront the country [...], but were rediscovering their own particular identity, one that was forged by their complex and turbulent history and their love for the language they spoke and the harsh but beautiful land in which they lived.

Giliomee wys daarop dat die uitdaging vir Afrikaanstaliges daarin lê om met verantwoordelikheid deel te word van 'n nuwe en demokratiese Suid-Afrika. Die hier benutte reklamedatastel as tipe kulturele erfenis gee 'n interessante blik op die aard van Afrikaans en Afrikaanstaliges (2008–2018) in sodanige groter, inklusiewe gemeenskap. Die kommunikatiewe doelwit met advertensies is eerstens ekonomies van aard en nie identiteit- en kulturele vorming nie. Die interverwantskap tussen taal en nasionalisme waarvan Giliomee in hoofstukke 11 en 12 van sy boek gewag maak, blyk ook duidelik uit die datastel. Die belang van taal as identiteitsmerker vir Afrikaanstaliges is duidelik uit verskillende bronne en word op verskillende plekke vermeld in *The Afrikaners*. Op bladsy 369 verwys Giliomee na verskeie taalpatriotte, waaronder na C.J. Langenhoven – en spesifiek na waar laasgenoemde die sogenaamde "language gospel" sou versprei het dat

> Afrikaans is our own, adapted to our own conditions. Having grown up as part and parcel of our national character, it is the only tie that binds us together as a distinct people.

Die belang van Afrikaans vir bepaalde mediahandelsmerke (*RSG* as radiostasie, TV-kanale soos *VIA*), kultuurorganisasies soos die *ATKV*, ensovoorts) is te wagte, maar die inspeel op Afrikaanswees en Afrikaneridentiteit deur handelsmerke soos *Exclusive Books* en die nasionale TV-kanaal *SABC2* vir 'n demografies klein Afrikaanssprekende gemeenskap, val op en is tekenend van die kommoditeitswaarde wat Afrikaans steeds besit.

Suid-Afrika het, volgens die amptelike sensusverslag van 2011, 'n gesamentlike bevolking van 51,8 miljoen. Hiervan is 41 miljoen (79,2%) swart persone, 4,6 miljoen (8,9%) bruin, 4,6 miljoen (8,9%) wit, 1,27 (2,6%) Indiërs of Asiërs, en 0,28 miljoen (0,5%) van ander verbintenis. Daar is 4,67 miljoen mense met Afrikaans as huistaal. Verder is daar nog 6,27 miljoen mense wat Afrikaans as 'n addisionele taal (saam met

hul eie huistaal) gebruik. Afrikaans bestaan binne ’n veeltalige situasie in Suid-Afrika en dis duidelik ’n onderskeibare gemeenskap met potensiële kommoditeitswaarde vir handelsmerkeienaars.

Motiewe soos *ekonomiese vryheid/bemagtiging* en *geloof en religie* as hooggeagte waardes vir Afrikaanssprekendes, dus as aspekte van die volkseie, kom ook herhaaldelik voor in die werk van Giliomee (2003), asook in die meer onlangse publikasie van Carstens & Le Cordeur (2016). Giliomee (2003: 454–459) gee byvoorbeeld aandag aan die politieke verskansing van en teenstand teen apartheid wanneer hy verslag doen oor die rol van die (sending)kerk in die bevordering van Christenskap en opvoeding. Christelike waardes/beginsels, as een van die pilare van Afrikaneridentiteit, vind as motief derhalwe op bepaalde wyses vergestalting in die advertensies in die geraadpleegde datastel (verderaan vermeld onder die hofie “geloof en religie”).

Die verbondenheid van Afrikaneridentiteit met grondbesit waarvan Giliomee (2003: 665) melding maak, blyk ook wyd gestaaf te word in die Afrikaanse letterkundige kanon. Van Coller (2009: 15) gee in sy boek *Tussenstand* ’n breedvoerige uiteensetting van die kenmerke van die plaasroman en verskaf ’n opgaaf van die gekanoniseerde Afrikaanse plaasromans (soos sedert die middel-sestigerjare en tot die middel-negentigerjare van die vorige eeu verskyn het). Die plaasruimte en die verhouding met die grond is ten nouste verweef met Afrikaneridentiteit. Aspekte soos die religieuse aard van die belewing van die plaas (grond) as ruimte, geanker binne die Afrikanernasionalistiese diskoers; van plaas en grond as historiese ruimte (met die grond en familie se geskiedenis as verlengstuk daarvan); en van plaas en grond as ruimte tekenend van die groep wat behoort tot ’n bepaalde volkstruktuur, is enkele van die sentrale motiewe van sulke romans wat gelys word. Die hewige gronddebat in die Suid-Afrika sedert 2018 soos weerspieël in die media (met onteiening van plase sonder vergoeding as belangrike terugkerende motief), en die semanties tweesnydende aard wat die woord *boer* in Suid-Afrika aangeneem het (verwysend na ’n landbouer, maar ook benut as rassistiese skeldnaam vir ’n blanke Afrikaanssprekende), wys op die geldigheid daarvan dat *landbou* en *grond* een van die agt herhalende motiewe is wat opduik in die bestudeerde advertensies.

In Van Oort (2016: 552–569) se bydrae in hoofstuk 35 van Carstens & Le Cordeur se boek *Ons kom van vêr* beklemtoon sy, soos vele ander bydraers tot die boek, die noue verband tussen *taal* en *kultuur* in Afrikaans se ontwikkelingsgeskiedenis. Dis ter sake vir die verderaan gelyste motiewe wat in Afrikaanse reklame opduik. Van der Rheede (2016: 32–33) se melding van die “welvaartskeppende rol van

Afrikaans", van Afrikaans as taal van ekonomiese bemagtiging, maak eweneens sin as die resultate van die alhier ondersoekte reklamedata in ag geneem word.

'n Aparte afdeling van *Ons kom van vêr* fokus uitsluitlik op taal (Afrikaans) en ekonomiese bemagtiging. Advertensiedata het primêr met ekonomiese doelwitte te doen. Reklametekste word dus nie geskep met die doel om iets te kommunikeer oor identiteit of beeldvorming nie, alhoewel sulke tekste deel vorm van 'n kulturele erfenis. Die aard van die kommunikasie en die gepaardgaande identiteitsmerkers weerspieël in die data wat op handelsmerke uit die ekonomiese sfeer (die versekeringswese, die banksektor, ensovoorts) fokus, bied dus eweneens 'n insiggewende blik op persepsies van Afrikaneridentiteit.

Titus (2016: 182) wys, in sy bydrae wat opgeneem is in *Ons kom van vêr*, op die veelvuldige identiteite van Afrikaans, spesifiek van 'n Afrikaans wat nie homogeen van aard is nie. Ook in die advertensies ingesluit in die onderhawige datastel is die veelheid en diversiteit van Afrikaans én sy sprekers duidelik aanwesig. Dit sal in die relevante afdeling verderaan, waarin die bepaalde tema (kategorie) aan bod kom vir bespreking, toegelig word.

In vier bydraes in *Ons kom van vêr* (2016: 427–443) word die tematiek onderwys, taal en ras ook aangeraak. Die onderwyskundige Danie van Wyk (2016) gee onder andere aandag aan die onlosmaaklike verband tussen Afrikaans, ras en die aard van die onderwys in die bruin gemeenskap tot en met 1994.

Dié tema reflekteer een van die middele wat Steyn (2014: 474) uitsonder as iets waarmee Afrikaanssprekendes en ander taalgroepe hulself verweer teen identiteitsnivellering. Die bestaan van uitsluitlik Afrikaanstalige onderwysinstellings soos *Aros* en *Akademia,* en die verwysing na taal en opvoeding in byvoorbeeld die *Exclusive Books*-advertensies, is dus in dié verband ter sake.

Ter voorbereiding van die toepaslikmaking van die uit die taal- en kultuurhistoriese bronne geïdentifiseerde en oorvleuelende motiewe op die geselekteerde reklameteksdata, sluit ek af met die volgende stelling in die slotwoord van die historikus Giliomee (2003) se genoemde boek:

> Their [the Afrikaners'] challenge was to come to terms with this history, to nourish and to replenish this love for language and land and to accept the responsibility to hand over their cultural heritage to the next generation.

Die aard van die gebruik van taal in advertensies as kulturele erfenis kan wel 'n bepaalde beeld gee van die identiteit van die Afrikaanstalige in advertensies wat juis merkbaar inspeel op die besondere identiteit van Afrikaanssprekendes (anders as

in advertensies waar Afrikaans bloot as taalmedium gebruik word om byvoorbeeld ’n motor te adverteer, sonder ’n beroep op maatskaplike identiteitsherkenning).

Saamgevat, word die volgende merkers/motiewe van (’n Afrikaner-/Afrikaanse) identiteit, soos afgelei uit die vermelde taal- en kultuurhistoriese bronne, benut in die onderhawige ondersoek met betrekking tot die reklamedatastel:

1. Taaltrots/taalaard/taalliefde
2. Letterkunde/gedrukte media
3. Kunste en geestesgoedere: kunstefeeste/rolprente/teater/televisie/musiek
4. Kultuur en identiteit
5. Inklusiwiteit in ’n globale wêreld
6. Godsdiens en religie
7. Ekonomie en bemagtiging
8. Boerdery en grond

## Die datastel

Uit die datastel blyk die eiesoortige aard wat die Afrikaanse advertensiesektor binne die Suid-Afrikaanse tydskrifmark aanneem, byvoorbeeld in vergelyking met die Engelstalige tydskrifmark in Suid-Afrika. Die kommunikasie in die tydskrifmark in Suid-Afrika gerig op die Afrikataalsprekers is byna uitsluitlik in Engels, soos wat ook in tydskrifte soos *Drum* en *Bona* op die tydskrifrak in Suid-Afrikaanse winkels weerspieël word. Selfs al is die tydskriftitels duidelik nie Engels nie, bevat hulle Engelstalige inhoud en Engelstalige advertensies. Die webblad *the media online* berig enkele jare gelede (Maunder 2015) soos volg hieroor:

> In fact, there are fewer African languages published today than during apartheid, according to Mondli Makhanya, *City Press* editor at large, columnist and former editor of the *Sunday Times*. “This has a lot to do with the Anglicisation of the country since 1994 where [...] indigenous languages have been deemed ‘uncool’ and unable to get you ahead.”
>
> As it stands, English media is by far the most dominant, with Afrikaans a distant second and Zulu holding its own in a minor third place.

Advertensies wat Afrikaans bloot as taalmedium gebruik om generiese (niekultuurspesifieke) produkte soos motors, of dienste soos dié gelewer deur banke, te adverteer – in plaas daarvan om byvoorbeeld in Engels, as dominante kommunikasietaal van die Suid-Afrikaanse media, te kommunikeer – val buite die ondersoekbestek. Die data in die ondersoek is juis geselekteer om vas te stel op watter identiteitsaspekte van Afrikaanssprekendes daar ingespeel word wanneer Afrikaans se kommoditeitswaarde voorop staan, soos in inherent Afrikaanse handelsname, soos *RSG, Virseker* en *ATKV*, juis die geval is.

Advertensies is as data vir die onderhawige ondersoek gekies op grond van die feit dat hul by uitstek onderskrywend blyk te wees van

- die kommoditeitswaarde van Afrikaans (vir byvoorbeeld handelsname soos die Afrikaanse radiostasie *RSG*, die uitsluitlik Afrikaanse versekeringsmaatskappy *Virseker* en die Afrikaans georiënteerde kultuurorganisasie *ATKV*); asook van
- die simboliese skynwaarde ("linguistic tokenism") wat klaarblyklik aan Afrikaans en Afrikaanstaliges as groep toegeskryf word, soos selfs weerspieël word in advertensies vir handelsmerkeienaars wat hoegenaamd nie op die verkoop van dienste of goedere aan uitsluitlik die Afrikaanssprekende gerig is nie.

Daar is van 270 advertensies gebruik gemaak vir hierdie kwalitatiewe ondersoek. Twee voorbeelde elk tekenend van die agt geïdentifiseerde motiewe uit die bovermelde literatuurstudie, word ter sprake gebring onder die hofies wat daardie motiewe benoem. Die telkens geïmpliseerde bemarkingsboodskap soos dit teoreties veranker is, sluit die verskaffing van elke motiefvoorbeeld af.

Die (kommersiële) algemene sirkulasie-tydskrifte sluit *Weg, Huisgenoot, Tuis, LiG, Sarie, GET IT*, *Landbouweekblad, De Kat* en *FHM* in. Die voorbeeldadvertensies se geraadpleegde bronbesonderhede word verskaf, alhoewel dieselfde advertensie noodwendig meer as een keer in verskillende tydskrifte in die openbare domein verskyn het. Die fokus val op die opskrif en subopskrifte in die advertensies (die punte van aandag vir die teikenmark) en nie op die subteks in die geheel nie. Waar die analises na bepaalde woordkeuses uit die advertensie verwys, word die woorde in kursief aangehaal uit die advertensieteks en by die analise ingesluit.

## Beskrywing en bespreking van die data aan die hand van die analitiese en teoretiese invalshoeke

By elk van die hierna bespreekte advertensies is die geïmpliseerde bemarkingsboodskap verwoord met verrekening van

— die genre-aard van advertensies, in terme waarvan 'n noodwendig positiewe boodskap oor die betrokke handelsnaam veronderstel word;
— die verankeringsmeganismes (metaforiek, taaleie, emosionele appèl) wat aanwesig is in die advertensie as voorbeeld van kulturele erfenisskepping; en
— die eis van getrouheid aan die woordkeuse en visuele keuses in die advertensieteks in die uiteensetting van die volledige(r) en geïmpliseerde bemarkingsboodskap.

Die insigte uit die analises sal byeengetrek word in die finale bevindinge.

## Taaltrots/taalaard/taalspel

Bemarkingsboodskap: Wees, soos Riaan Cruywagen (Afrikaanse televisie-ikoon), trots op die korrekte gebruik van Afrikaans in die daaglikse omgang, byvoorbeeld in 'n restaurant.




Figuur 5: *Pendoring*-reklamekompetisie in Afrikaans [*Pendoring*, 2009]




Figuur 6: Boeriezza-pizza van *Romans* pizza [*Huisgenoot*, April 2010]

Bemarkingsboodskap: Vir jou as 'n *boer* (veral die Afrikaanssprekende persoon) wat tradisionele boerewors verkies, bied *Romans* die pizza van jou voorkeur te koop, genaamd *die boeriezza*.




Figuur 7: *Clover*-suiwelprodukte [*Huisgenoot*, 2011]




Bemarkingsboodskap: Koop *Clover*-produkte, want dit word, soos (dig)kuns, met liefde en sorg geskep ter wille van jou en jou gesin se gesonde (*suiwel*-)toekoms – want *Clover* is spreekwoordelik *ligjare beter* as / vooruit op sy mededingers.




Di d8 tu di kind wegerAk ht, ht di mis
vrug bgin tutrek N tEn half d8 was
dt of di Bos onR 'n digte wit wlk le.
Elias v ROyen het v di styer afgklim,
di byl nErgsit N onR di afdak op di
hOp klP gElhoutbnke ga sit.

– *Fiela se kind*, Dalene Matthee

Figuur 8: *Exclusive books* (boekhandelaar) [*Pendoring*-wenner, 2015]

Bemarkingsboodskap: Belê *vandag* in *ons kinders* se toekoms en opvoeding (taalgebruik) deur vir hul vandag *lees*stof van letterkundige gehalte (soos *Dalene Matthee* se werk) te koop.

## Kunste en geestesgoedere: kunstefeeste/ films/teater/televisie/musiek




Figuur 9: *Aardklopkunstefees* [*Weg*, 2010]

Bemarkingsboodskap: Besoek Aardklopkunstefees as *ware kunstefees* vir 'n positiewe (letterlike) *sakpas-gevolg* wat anders is as die van ander aardse plesiere (soos om te rook).




Figuur 10: *KykNet* [*Sarie*, 2013]

Bemarkingsboodskap: *KykNet* is *eg Suid-Afrikaans*, in dieselfde asem te noem as om eie *familie* te hê wat jou besondere *behoeftes* – in hierdie geval *die pad van jou hart* met betrekking tot jou TV-kanaalkeuse – verstaan.



malvalekkertert en suurmelk

'n Hoed-lig vir ***Storm Silver***

Dis tien uur die oggend, en Mevrou Dokter Susan-Marie Bezuidenhout se hare hang al klaar in sliertе oor haar voorkop van al die geswoeg en gesweet. Dis die laaste Donderdag van die maand en in die Bezuidenhout-huis beteken dit boekklub-aand. Sy kyk bedremmeld na die silwer rondstoot-lugversorgertjie en wens dit was net halfpad so doeltreffend as die een in haar Honda Jazz...

As raakvatvrou, het Susan-Marie 'n reputasie wat sy met mag en mening en 'n 1000 Watt elektriese menger moet verdedig. Eers die sjokoladekoek. Dit bevat 12 eiers. Sy maak die yskas oop en kry drie eiers in die eierrak en een eierwit in 'n bakkie tussen die spinasie en wortels. Ag tog, Gerhard is natuurlik weer besig om te protein load. Gedagtes aan haar 16-jarige seun se melk-en-eierskommels, wat nog glad nie 'n bult op sy seningrige arms gemaak het nie, flits deur haar gedagtes. Sy laat dit maar gaan in die hoop dat die konkoksie hom sterk genoeg sal maak om goed te kan optel – sy nat handdoeke sal 'n goeie begin wees. Sy spring in haar Honda Jazz en danksy die 88kW krag en 'n 5-spoed outomatiese ratkas, is sy binne 'n oogwink by die winkelsentrum.

Nadat die inkopiemandjie se handvatsel tot 'n blink silwer ontsmet is, word drie dosyn eiers ingelaai. Op pad na die betaaltoonbank toe, vang haar oog die buiteblad van die land se grootste skindertydskrif. Sy kyk vinnig rond of niemand haar sien nie. In haar kringe sal jy immers eerder met 'n prikkelpoptydskrif of sokkiejoltreffer cd uitgevang word as met dié prul. Maar 'n vrou is nie 'n klip nie, en die tydskrif val ook hoeka oop op 'n bladsy waar 'n superster se eksplisiete wedervaringe met 'n straatvrou op die lappe gebring word. Sy snak na haar asem wanneer sy opkyk en vir Maryna 'n paar meter verder gewaar in 'n appelkooskleurige sjiffon-skepping, appelkooskleurige hoed, appelkooskleurige handsak en skoene wat in die appelkooskleurige materiaal van haar rok oorgetrek is.

Susan-Marie duik blitsig agter 'n 1,8 meter opgerolde cerise pienk en silwerblou uitverkopingstapyt in. Sy troos haar daaraan dat Maryna haar waarskynlik nie sal herken met haar ongegrimeerde gesig, poniestert-hare en ou sweetpak nie. Net om veilig te wees, skuifel-skuifel sy met die tamaai sintetiese wol skild na die betaalpunt toe. En kar toe.

Met een hand wat die matpilaar en eiers regop hou, 'n ander hand wat die agtersitplek van haar Honda Jazz in een enkele beweging afslaan, laai Susan-Marie uiteindelik haar inkopies, insluitend die reuse bont olifant, in haar motor. Die ding mag dalk clash met die verruklike interieur, maar sy verheug haar nietemin oor die 2,4m bagasieruim. Sy kyk deur die panoramiese dak en sien dat die son al hoog sit.

Met soveel dinge op haar kerfstok, is dit ook maar goed dat die motor haar herinner om haar sitplekgordel vas te maak. Susan-Marie sit voet in die hoek en glimlag as sy sien hoe flink haar rondritsmotortjie tussen die ander tenks deurglip.

Op pad huis toe, dink sy aan die dames en wonder watter boeke hulle gelees het. Sy wonder of hulle ooit dinge soos die psigodinamika van 'n volledig ontwikkelde hoofkarakter sal raaksien. Party van hulle kan die goed tog so oppervlakkig lees. By die verkeerslig, kry sy 'n R2-muntstuk in een van die tien koppiehouers en gee dit vir die ou met die "Please help peapil of God" plakkaat om sy nek. Sy druk die knoppie op haar iPod, en die potgooi van haar gunsteling lewensafrigter klink sommer ekstra motiverend oor vier glashelder luidsprekers. Met soveel gemak, was sy amper teleurgesteld toe sy die oprit na haar huis toe sien...

Vyf ure later pronk haar handewerk soos pragstukke op die kombuistafel. Wel, amper almal. Haar vyfjarige laatlammetjie het aangedring om te help, so Susan-Marie is besig om pers dinosourusdonsies en silwer blinkertjies uit die malvalekker-yskastert te probeer vis. Daarna, het sy net genoeg tyd om die huis in 'n semi-respektabele toestand te kry. Sy stapel 90% van die goed, skindertydskrif heel bo, in die gangkas en hoop maar net dat niemand die deur sal oopmaak nie.

Als lyk perfek teen die tyd wat die dames arriveer. Die gasvrou lyk sprankelend. Die dames kloek opgewonde oor die yskastert. Die sjokoladekoek is 'n groot treffer. En dit gons behoorlik toe daar vergelykings getref word tussen Jonker, Matthee, Breytenbach en Brink. Elke vriendin probeer die res oortuig dat háár boekkeuse die mees intellektuele literatuurvonds vir die maand is. Skielik is dit stil. Agt pare wenkbroue lig gelyk toe Maryna opmerk: "Susan-Marie, jy moet tog net sê as jy eerder leesstof van 'n...uhhhh... ligter aard wil bespreek..."

"Ja jong, swaar is mos so... Victoriaans", sê Susan-Marie, terwyl haar oë 'n paar sekondes te lank op Maryna se heupe rus. "Dié dat ek vir my die ***Storm Silver*** Honda Jazz aangeskaf het." Die ander dames lyk beïndruk. "Jy kan gerus die woord Silver na 33979 toe SMS om enetjie te gaan toetsbestuur. En gaan kyk by www.honda.co.za watse kleur by jou gaan pas. Jy kan mos kies uit 7 ander sprankelende kleure. Net nie appelkoos nie. Dis in elk geval net so uit soos sjiffon. Iets wat 'n mens natuurlik net al weet as jy meer moderne leesstof ook koop."

Figuur 11: *Honda Jazz* (motor) [*Pendoring*-reklamekompetisie, 2011]

Bemarkingsboodskap: Die *Honda Jazz* is die ideale motor vir ingeligte (Afrikaans-sprekende) vroue; vroue wat belese is en van hulle vryetyd bestee aan iets soos 'n *boekklub*, én wat daarby hul verpligtinge as *ma's*, *huis*- en *kultuurvroue* nakom.




Figuur 12: *Jurgens*-karavane [*Weg*: 2011]

Bemarkingsboodskap: *Jurgens*-karavane is ’n *rooitapyt*-ervaring vir die uitsoek-kampeerder wat hom/haar *koning* van die natuur/*buitelewe* wil voel.




Figuur 13: *Checkers*-winkelgroep se aanbod [*GET IT*, 2012]

Bemarkingsboodskap: Koop jou kruideniersware by die Checkers-groep as jy ook van iets nuuts (*new*) en meer eksoties as net die tradisionele (Afrikaanse) *braaibroodjie* hou. *GET IT* publiseer in beide Afrikaans en Engels en die Engelstalige advertensie bevat hier ’n Afrikaanse woord, *braaibroodjie,* ’n kenmerkende (stysel-)eethappie wat gewoonlik gepaard gaan met braaivleis as (een van) (Afrikaanssprekende) Suid-Afrikaners se gunstelingdisse. Afrikaanssprekendes eet deesdae, in die geglobaliseerde wêreld, dus nie net meer braaibroodjies (saam met braaivleis nie), maar ook byvoorbeeld Oosterse kos, soos *sushi* (as eweknie vir ’n braaibroodjie).




Figuur 14: *ATKV* (Afrikaanse kultuurorganisasie) [*Huisgenoot*, 2008]

Bemarkingsboodskap: Die *ATKV* omarm ras-inklusiwiteit en velkleur is nie (meer) 'n uitsluitende faktor in dié organisasie nie, aangesien *wit mense nie meer so strak oor kleur dink nie*.




Figuur 15: *Bybelgenootskap van Suid-Afrika* [*LiG*, 2014]

Bemarkingsboodskap: As Afrikaanssprekende behoort en kan jy teen *R40 per maand help* om ander taalsprekers in ons land so *gelukkig soos jy* te maak om ’n *Bybel* in hul eie huistaal te besit – jy geniet reeds dié voorreg in Afrikaans.




Figuur 16: *RSG* (Afrikaanse radiostasie) (*Huisgenoot*, 2015)

Bemarkingsboodskap: Luister *RSG* vir ’n uiteenlopende variasie van perspektiewe, ook in die godsdiens-programaanbod waarby ook die *Moslem*geloof (*Ikra*) ingesluit word; jy sal byna nie *jou ore kan glo* (weens die verrassing en verwondering daaromtrent) nie.




Figuur 17: *Liberty*-versekeringsgroep [Huisgenoot, 2011]

Bemarkingsboodskap: *Liberty* weet jou *geliefdes* is jou prioriteit en dié instelling bied jou 'n nommerpasproduk om vir jou geliefdes se finansiële *behoeftes* voorsiening te maak – 'n situasie wat jou *nie sal nagmerries gee nie* en sal sorg vir 'n (figuurlik) rustige nagrus.




Figuur 18: PSG-batebestuursgroep [*Sarie*, 2014]

Bemarkingsboodskap: Maak die *slim skuif* na die *PSG Asset Management*-groep, want hulle weet geldbestuur verg die strategie om *die regte skuif* (besluit) oor jou *spaargeld* te maak; hulle sal dus jou *bates* strategies en *internasionaal* allokeer, net soos wat 'n *slim* skaakspeler kyk na watter *geleenthede* daar alles beskikbaar is. (Die "aanvaarding" van die gebruik van Engels in bogenoemde en ander Afrikaanstalige advertensies (en Afrikaanstalige tydskrifte) sê waarskynlik iets oor die persepsies aangaande die doelgroep se taalhouding en hul perspektief op Engels; dié vraagstuk verdien egter verdere ondersoek as wat hier onderneem is.)




Figuur 19: *BASF*-chemikalieë [*Landbouweekblad*, 2012]

Bemarkingsboodskap: Gebruik *BASF*-landbouchemikalieë, want dié vervaardiger weet *waarvan jou hart* (figuurlik) *vol* is, en wat jou as Afrikaanssprekende boer se leefstylvoorkeure behels (onder andere die geniet van *koffie* en *beskuit*).




Figuur 20: *AgriFarmCity* [*Landbouweekblad*, 2010]

Bemarkingsboodskap: *AgriFarmCity* ken jou voorkeure wat betref vermaak en leefstyl en dié vervaardiger weet jy hou nie van die stad en inkopies nie; daarom word *alles onder een dak* gebied, tot jou as (Afrikaanssprekende) *boer in murg en been* se gemak.

## Bevindings

Uit bostaande is dit duidelik dat 'n onderskeid getref kan word tussen advertensies waarin Afrikaans (en Afrikaans geagte kultuurgoed) as 'n tipe "tokenism" (*simboliese skyn*) gebruik word en advertensies waarin die fokus kennelik op Afrikaans se kommoditeitswaarde val (kyk ook Conradie & Van Niekerk 2015).

Advertensies wat handelsname uit die Afrikaanse mediawese (soos die radiostasie *RSG*, koerante soos *Rapport* en *Die Burger* en televisiekanale soos *VIA* op *DStv*) of dié van die uitgesproke Afrikaanse versekeringsgroep *Virseker* en van Afrikaanse kultuurorganisasies soos die *ATKV* bemark, koop by uitstek in op die inherente kommoditeitswaarde van Afrikaans.

Aan die ander kant kan advertensies as 'n bepaalde vorm van kulturele erfenis vir 'n bepaalde taalgemeenskap beskou word, soos die ontleding van die groter datastel ook aandui in gevalle waar, byvoorbeeld, motors, versekering, alkohol en kombuisware bemark word. In dié gevalle word Afrikaans as simboliese skyn ("tokenism") ter wille van teikenmarkafbakening gebruik, want die produk- of dienskategorie is hoegenaamd nie inherent Afrikaansgerig nie. Die manier waarop daar met en in Afrikaans (by wyse van taalvernuf) gekommunikeer word, is dus andersoortig as in eersgenoemde groep advertensies, dit wil sê van inherent Afrikaanse handelsname soos byvoorbeeld die Sondagkoerant *Rapport* of die versekeraar *Virseker*.

Die hier onderneemde ondersoek lewer ook 'n bydrae tot die teorievorming oor *verankering* in reklame. Die teoretiese insigte oor tipes verankering wat in die literatuur daaroor vermeld word, naamlik naamgewing, metaforiek, emosionele verankering, ensovoorts, kon op grond van die data verder uitgebou word om ook taaltrots en -vernuf (laasgenoemde: taalspel in die wydste sin van die woord, en van die aard wat net in Afrikaans as spesifieke taal moontlik is) as verankeringstipe in te sluit. Uit die datastelanalise kom naamlik aan die lig dat dít herhaaldelik benut word as verankeringsmeganisme, sodat dit blyk dat (groeps)identiteit en die taal(spesifieke), wat Afrikaans betref, ten nouste verweef is.

In eersgenoemde groep advertensies, naamlik waarin die aard van die produkte of dienste van die handelsnaam nie uitsluitlik op die Afrikaanssprekende mark gerig is nie, is die uitbeelding van Afrikaans en die Afrikaanssprekende besonder insiggewend. Dit bied 'n beeld of persepsies aangaande Afrikaans en die Afrikaanssprekende wat klaarblyklik vir handelsmerkeienaars belangrik genoeg is om dit doelbewus te wil kies om sodoende spesifiek ook met dié (getalsgewys) kleiner markkomponent deur middel van 'n stel gedeelde kodes te kommunikeer.

In 'n opvolgondersoek sou daar selfs nagegaan kon word of daar 'n onderskeidende betekening waar te neem is in die twee tipes advertensies: advertensies wat inherent gerig is op die Afrikaanssprekende mark, weens die talige fokus van sulke handelsname en advertensies van handelsname wat op die breë publiek gerig word en wat toevallig in Afrikaans (as blote taalmedium) kommunikeer, of Afrikaans slegs deels insluit. Die bepaalde voorbeelde wat hierbo onder die loep geneem is, was juis op 'n baie spesifieke Afrikaanssprekende mark gerig – soos blyk uit die bepaalde emosionele verankeringstrategieë, die metaforiese aard van die benutting daarvan en die taalspel wat daarmee gepaardgaan. 'n Ondersoek na die gebruik van metafore in advertensies het onder andere die aandag gekry van Van Niekerk & Lubbe (2014).

In die onderhawige kwalitatiewe ondersoek is dit nietemin opmerklik in watter sterk mate idiomatiese uitdrukkings, asook 'n appèl op taaltrots en op liefde vir die taaleie, benut is in ruim die helfte van 270 advertensies in die datastel. Die analise van voorbeelde wat in hierdie ondersoek ingesluit is, openbaar telkens die aanwending van idiomatiese uitdrukkings en taalspel (met benutting van figuurlike betekenisse). Die datastel is opgebou uit advertensies wat spesifiek gerig is op die Afrikaanse teikenmark in algemene sirkulasie-tydskrifte soos dit tussen 2008 en 2018 verskyn het. Dit sluit dus advertensies uit waarin Afrikaans bloot as (neutrale) medium van kommunikasie dien; advertensies wat baie spesifieke verwysings na Afrikaanse identiteitsmerkers bevat (vergelyk die lys van agt temas soos uit die literatuurstudie geïdentifiseer), oorheers die inhoud van die datastel in dié ondersoek.

Die aard van die taalgebruik en die neerslag van kulturele erfenisse wat in die datastel voorkom (as identiteitsmerkers van 'n verbeelde – oftewel: "imagined" – nie-homogene gemeenskap), verteenwoordig 'n groot verskeidenheid. Die taalgebruik is getrou aan die heterogene aard van die bepaalde verbeelde gemeenskap – soos ook blyk uit die volgende *KKNK*-advertensie uit 2018:




Figuur 21: *RSG* (radiostasie) [*Huisgenoot*, 2018]

Dis beslis nie ’n homogene sprekerkorps wat al die leksikonitems wat in die advertensie genoem word, in hul daaglikse omgang gebruik nie.

Dié verbeelde Afrikaanse gemeenskap is tog reëel genoeg dat byvoorbeeld versekeringsagentskappe om finansiële redes kies om net met Afrikaanstaliges besigheid te wil doen. Die oproep om *trots Afrikaans* te wees eggo in menige advertensies in die datastel, byvoorbeeld vir *Virseker, Pendoring* en die *ATKV*. Vergelyk ook die volgende voorbeeld in Figuur 22 in hierdie verband:




Figuur 22: *Virseker* (korttermynversekeraar) [*GET IT*, 2013]

Diensverskaffers soos *Lekker slaap* (https://www.lekkeslaap.co.za) kies om net in Afrikaans diens te lewer met betrekking tot verblyfopsies – ’n dienstipe wat hoegenaamd nie enige taalgroep hoef uit te sluit nie.

Dié verbeelde gemeenskap is trouens demografies (en statisties) klein, maar talig sodanig verenig en taaltrots dat uitsluitlik Afrikaanstalige nasionale opvoedkundige instellings kan oorleef. *Akademia* en *Aros* (laasgenoemde: Akademie Reformatoriese Opleiding en Studies) as tersiêre opvoedkundige instellings, onderskeidelik in 2012 en 1997 gevestig, is tekenend hiervan.

Advertensies van die handelsnaam *Akademia*, soos die wat in die *Taalgenoot* (Herfs 2016) verskyn het, staan binne die kader van so ’n verenigde taalgemeenskap, georganiseer rondom taaltrots.

Handelsnaameienaars ag in hul veldtogte in Engelstalige advertensies kennelik eweneens die verbeelde Afrikaanse gemeenskap as beduidend genoeg om te verreken. Waarskynlik daarom sluit hulle soms Afrikaanstalige uitdrukkings en Afrikaanstalige woorde in die Engelstalige advertensie in. Woorde soos *braaibroodjie, boet, lekker, veld,* ensovoorts kom herhaaldelik voor in Engelstalige advertensies in Suid-Afrika, omdat sulke leksikonitems kennelik as algemeen bekend genoeg geag word. Die Afrikaanse kragwoord *moer* word waarskynlik om hierdie rede saam met die voornaamwoord *hulle* in die Engelstalige *Nando's*-advertensie uit 2012 ingespan.




Figuur 23: *Nando's* se gebraaide hoenderkitskos [*Huisgenoot*, 2012]




Figuur 24: *Klippies&Cola* (*Klipdrift*-handelsnaam) [*FHM*, Desember 2008]

Daar is geen sin te maak van bostaande brandewynbemarkingsboodskap (hoofopskrif: *Pour Hom – le local fragrance, for real men*) sonder die inspeling van drie tale in die *Klipdrift*-advertensie in *FHM* nie. Voorkennis is nodig van die verskillende norme/vorme van manlikheid en die taalassosiasies opgesluit in onderskeidelik Afrikaans en Frans in dié Engelstalige advertensie. Kennis van *For him* (vir hom) en *pour* (gooi) in Engels, van die Afrikaanse manlike voornaamwoord *hom* en van die Franse *woord homme* (wat man beteken), werk alles mee om 'n implisiete boodskap gestalte te laat aanneem. Die Suid-Afrikaanse advertensie is beslis nie gerig op Franssprekendes nie, maar op Engelssprekende lesers van *FHM* wat ook 'n bietjie Afrikaans ken en ook bewus is van die onderskeidende en verskillende opvattings oor manlikheid in byvoorbeeld die Franstalige en Afrikaanstalige gemeenskappe.

Dit is duidelik uit die voorbeelde wat onder die verskillende motiewehofies bespreek is dat die aktivering van aspekte van die taaleie en –trots, asook van die kultuur-eie, 'n manier is om die teikenmark af te baken. Teikenmarkafbakening is 'n sentrale posisioneringsbeginsel in advertensiekommunikasie; in weerwil daarvan dat 'n bepaalde produk/diens potensieel deur "almal" gebruik of aangekoop kan word, word 'n advertensie noodwendig gerig op 'n bedoelde marksegment. Al die voorbeelde in die onderhawige datastel is doelbewus geselekteer op grond van die mate waarin hulle tuishoort onder een (of meer) van die geïdentifiseerde motiewe; bowendien bevat die voorbeelde deurgaans taalspesifieke vernufselemente en/of verwysings na die kultuur-eie van die Afrikaanssprekende. Dit is so aangetoon in die analises en dit is ook tekenend van die laaste voorbeeld uit die datastel wat hier ter sprake kom, naamlik die webblad *Afrikaans.com.*




Figuur 25: *Afrikaans.com* [*Huisgenoot*, 2018]

Daar word in dié advertensie van *Afrikaans.com* met die ikoniese Afrikaanse aktrise, Sandra Prinsloo, duidelik melding gemaak van die voorheen vermelde tuiste-in-eie-taal-aspek: *Jou taal is soveel meer as net woorde. Dis die uitvloeisel van wie jy is...*

Die neerslag van die agt motiewe (motiefgroepe) aangaande Afrikaans en Afrikaanssprekendes in advertensies wat in hierdie bydrae benut is staan, welbeskoud, sentraal aan die Afrikaanssprekende se leefwêreld (of ervaring van ’n unieke, leefbare werklikheid), ook in die huidige Suid-Afrika: trots en liefde vir ’n taal van eiesoortige aard; een met ’n ryke erfenis aan letterkunde en gedrukte media; ook aan ander kunste en geestesgoedere; een wat gepaard gaan met ’n waardige kultuur en identiteit; een wat inklusiwiteit, ook in ’n geglobaliseerde wêreld, bemiddel; een waarin uitlewing van geloof en religie moontlik is; ’n taal en kultuur wat ekonomiese waarde het en dusdanige bemagtiging in die hand (kan) werk; ’n kulturele erfenis waarin boerdery en verbondenheid aan die grond ’n belangrike rol gespeel het en steeds speel. Die kultuureie as *erfenis* is elke klinkende munt werd – byna soos in die geval van ’n *erflating*.

*Universiteit van die Vrystaat*

❖

# Bronnelys


Afrikaans.com. S.j. Afrikaans verkoop die meeste boeke in Suid-Afrika. http://afrikaans.com/taalnuus/afrikaans-verkoop-die-meeste-boeke-in-suid-afrika [17 Julie 2018].

Anderson, B. 1991. *Imagined Communities*. London: Verso.

Augoustinios, M.; Walker, I.; & Donaghue, N. 2006. *Social Cognition: An Integrated Introduction*. Los Angeles: SAGE.

Conradie, M.C. & Van Niekerk, A. 2015. The use of linguistic tokenism to secure brand loyalty: Code-switching practices in South African print advertising. *Language Matters,* 46(1):117-138. https://doi.org/10.1080/10228195.2014.981570

Davis, F. 1979. *Yearning for Yesterday*. New York: The Free Press.

Deaux, K. & Philogène, G. (eds.). 2001. *Representations of the Social: Bridging Theoretical Traditions*. Oxford: Blackwell.

Carstens, W.A.M. & Le Cordeur, M. (reds.). 2016. *Ons kom van vêr.* Tygervallei: Naledi.

Carstens, W.A.M. & Raidt. E. 2017. *Die storie van Afrikaans: uit Europa en van Afrika*. Pretoria: Protea.

Giliomee, H. 2003. *The Afrikaners: Biography of a People*. Kaapstad: Tafelberg.

Höijer, B. 2011. Social representations theory: A new theory for media research. *Nordicom Review*, 32(2):3-16. https://doi.org/10.1515/nor-2017-0109

Lahlou, S. 2001. Functional aspects of social representation. In Deaux, K. & Philogène, G. (eds.), 2001:131-146.

Maunder, P.K. 2015. *Divided and divisive: Why is there so little African language media?* https://themediaonline.co.za/2015/08/divided-and-divisive-why-is-there-so-little-african-language-media/ [7 November 2018].

Morant, N. 2006. Social representations and professional knowledge: The representation of mental illness among mental health practitioners. *British Journal of Social Psychology*, 45:817-838. https://doi.org/10.1348/014466605X81036

Moscovici, S. 1988. Notes towards a description of social representations. *European Journal of Social Psychology*, 18:211-250. https://doi.org/10.1002/ejsp.2420180303

Moscovici, S. 2000. *Social Representations. Explorations in Social Psychology*. Cambridge: Polity Press.

Moscovici, S. 2001. Why a theory of social representations? In Deaux, K. & Philogène, G. 2001:8-35.

Moscovici, S. 2008 [1961]. *Psychoanalysis. Its Image and its Public*. Uit die Frans vertaal deur D. Macey. Cambridge: Polity Press.

Myers, G. 1994. *Words in Ads.* New York: Oxford University Press.

Olick, J.K. 2013. T*he Politics of Regret: On Collective Memory and Historical Responsibility*. London: Routledge. https://doi.org/10.4324/9780203941478

Rateau, P.; Moliner, P.; Guimelli, C.; & Abric, J.C. 2012. Social Representation Theory. In Van Lange, P.A.M.; Kruglanski, A.W.; & Higgins, E.T. (reds.). *Handbook of Theories of Social Psychology* (2nd ed.). London: SAGE, pp. 477-497. https://doi.org/10.4135/9781446249222.n50

Statistics South-Africa. S.j. Census 2011. http://www.statssa.gov.za/census/census_2011/census_products/Census_2011_Census_in_brief.pdf [7 September 2018].

Steyn, J.C. 1980. *Tuiste in eie taal: Die behoud en bestaan van Afrikaans.* Kaapstad: Tafelberg.

Steyn, J.C. 2014. *"Ons gaan 'n taal maak": Afrikaans sedert die* Patriot*-jare.* Centurion: Kraal-uitgewers.

Titus, D. 2016. Afrikaanse boek van bruin kant – taal en identiteit op die Afrikaanse werf. In Carstens, W.A.M. & Le Cordeur, M. 2016:182-203.

Van der Rheede, C. 2016. Die rol van taal in ekonomiese bemagtiging van en entrepreneurskap in die bruin gemeenskap. In Carstens, W.A.M. & Le Cordeur, M. 2016:18-37.

Van Coller, H.P. 2009. *Tussenstand: Letterkundige opstelle.* Pretoria: Van Schaik.

Van Niekerk, A. & Lubbe, E. 2014. Retoriese stylfigure as intellektuele spel in advertensiekommunikasie. *Tydskrif vir Geesteswetenskappe*, 54(3):446-461.

Van Oort, R. 2016. Die inklusiewe ontwikkelingsgeskiedenis van Afrikaans. In Carstens, W.A.M. & Le Cordeur, M. (eds.), 2016:552-569.

Van Wyk, D. 2016. Hoërskool, kollege en universiteitservarings in 'n losieshuis. In Carstens, W.A.M. & Le Cordeur, M. 2016: 427-443.

Zietsman, P.H. 1992. *Die taal is gans die volk. Woelinge en dryfvere in die stryd om die Afrikaner se taal.* Koedoespoort: Sigma Press.

*tussenspel 7*

## JCS

deur Hennie van Coller

Meetsnoere val soms
op bra onboetvaardige plekke:
dorre, klipperige grond
waar selfs dorings en distels
dit swaar het
en skigtige sonkykers verskrik
skarrel
oor Vrystaatse skalie.
Ja, lieflik selfs in die
haai domein
van Petrus Steyn.

*Hoofstuk 8*

# Representasie as strategiese posisionering: J.C. Steyn se biografieë van Piet Cillié en M.E.R.

deur H.P. van Coller

Die doel van hierdie studie is om twee van J.C. Steyn se biografieë – dié oor Piet Cillié en M.E.R. – te bespreek uit die standpunt van outeurs-posisionering of -voorstelling. Soos sal blyk in die hierop volgende oorsig, is die kwessie van die (implisiete) outeur en sy rol en plek in literêre kommunikasie een waaroor daar hewig verskil is (en word) in literatuurwetenskaplike diskussies. My doel met hierdie studie is om aan te toon dat die beeld wat Steyn skilder van Cillié en M.E.R. in hierdie biografieë afgelei kan word uit die wyse waarop hy hulle "posisioneer" of, in ander terme gestel, hulle "postuur" skep; hulle op 'n spesifieke manier bykans as karakters op 'n verhoog voorstel (soos Baert & Morgan 2017: 3 dit ook sou stel). Dit impliseer dat Steyn se lewensbeskrywings (soos trouens enige biografie) kwalik objektief is, maar gestuur word deur bepaalde (ideologiese) uitgangspunte.

'n Verdere doelwit is om aan te toon dat die implisiete outeur (her) konstrueerbaar is in albei die biografieë.

As kanttekening kan genoem word dat enige vorm van geskiedskrywing, as 'n narratiewe konstruksie, altyd die visie van die skrywer daarvan weerspieël (kyk

onder andere White 1973 en Ankersmit 1990). T.T. Cloete (1984: 7) beweer dat "alle literatuur primêr lokutief is". Hiermee bedoel hy dat die taal(benutting) voorop staan – soos wat dit volgens hom veral gesien kan word in die werk van die Dadaïste of in Jan Engelman se gedig "Vera Janacoupolos", waar dit lyk asof dit net om 'n taalspel gaan. Maar, sou ek wou sê, selfs as dit veral gaan om die "prag van die pou se stert" (Cloete 1984: 78), wil die skrywer steeds die leser oortuig dat suiwer klankspel moontlik is, of dat taal in sy materialiteit belangrik is. Ek sou selfs verder wou gaan en beweer dat uit die meerderheid tekste (met die moontlike uitsondering van suiwer informatiewe tekste, soos gebruiksaanwysings of wetlike kennisgewings), 'n bepaalde "ordening" en bepaalde seleksie- en kombinasieprinsipes gekonstrueer kan word – 'n eiesoortigheid dus, wat weer lei tot die afleiding dat daar 'n implisiete outeur ge(re)konstrueer kan word. Een van die geskrewe tekssoorte wat meestal beskou word as objektief, is woordeboeke. Wanneer Feinauer (2007: 260) oor deel XII van die *Woordeboek van die Afrikaanse Taal* sê dat dit

> die eerste deel [is] onder die hoofredakteur dr. W.F. Botha, maar in hoe 'n mate Botha se redaksionele leiding die sentrale teks beïnvloed het, sal seker in 'n groter mate blyk met die verskyning van deel XIII (R),

dan gee sy nie net te kenne dat Botha se seleksie-en kombinasieprinsipes die werk rig nie, maar dat die implisiete outeur van hierdie betreffende deel ook onderskeibaar behoort te wees van dié van die ander dele. By implikasie is dit ook Gouws (2003) se slotsom wanneer hy aspekte van mikro- en artikelstruktuur in woordeboeke soos die *Groot Woordeboek / Major Dictionary* en die *Verklarende Afrikaanse Woordeboek* ondersoek en aantoon dat daar duidelike onderlinge verskille is. Ten einde hierdie hipotese aan verdere summiere toetsing te onderwerp het ek die 1994-uitgawe van die *Handboek van die Afrikaanse Taal* (HAT), soos dit gestaan het onder redaksie van F.F. Odendal & andere, aan die hand van slegs één aspek (illustrasie van lemmas deur middel van aanhalings) vergelyk met dié waarian Rufus Gouws 'n aandeel gehad het (Luther & andere 2015). Dit het geblyk dat Gouws-hulle in baie gevalle Odendal-hulle se voorbeelde uit die Afrikaanse poësie oorneem (byvoorbeeld by "aanlap"; "absent"; "allure"), in ander gevalle sy eie voorbeelde gee (byvoorbeeld by "aai") en in nóg ander gevalle dit nie nodig ag om voorbeelde te gee nie (soos by "aarsel" en "baard", waar Odendal onderskeidelik na Eybers en na Opperman verwys). Net hieruit kan al twee verskillende "implisiete outeurs" gekonstrueer word. Trouens, al die verskillende uitgawes van die HAT se lemma-inskrywingss en verklarings verskil onderling – en nie net as gevolg van die tyd van publikasie nie.

Die konsep "skrywer" het in die afgelope anderhalf eeu veral ruim aandag ontvang in die literatuurwetenskap en in poëtikale manifeste. Om die ontwikkelingsgang enigsins oorsigtelik te maak, beperk ek my tot die kensketsing van enkele eksemplariese voorbeelde van die laasgenoemde. Veral die Engelse romantici het die vryheidsideaal voorop gestel (kyk De Deugd 1966). Dit het nie net geïmpliseer dat die romantici hulle wou ontwortel aan klassieke modelle en opvattings ten opsigte van die letterkunde en kuns nie; hulle wou hulle bevry van die beperkinge wat opgelê is deur die Christelike godsdiens én deur die rede. Hulle wou eerder die onbewuste direk aan die woord stel, onder meer deur die tegniek van *scripture automatique*, wat dikwels aangehelp is met behulp van verdowende middele. Maar die vryheidsideaal het ook maatskaplike gevolge gehad en baie digters (soos Byron) het met 'n boheemse leefstyl hulle doelbewus losgemaak van die maatskaplike moraal.

Die digter is gesien as 'n begenadigde enkeling; 'n profetiese dienaar van slegs die skoonheid. Frases soos "Poetry is imaginative passion" (Leigh Hunt, 1784–1859) en "Poetry is the spontaneous overflow of powerful feelings" (uit William Wordsworth se voorwoord tot sy *Lyrical Ballads* van 1800) het die Nederlandse Tagtigers later sterk beïnvloed en het dikwels in die geskrifte van Willem Kloos opgeduik. Ook by hulle was die opvatting van die digter as profeet aanwesig: "Ik ben een god in het diepst van mijn gedachten," kon Kloos nog in sy bekende gelyknamige gedig deklameer. Weer is poësie herlei tot die maker daarvan se gevoelens en poësie moes daarom, aldus Kloos, "de allerindividueelste expressie van de allerindividueelste emotie" wees. Wanneer die opvattings van die sensitiviste, soos Kloos se mede-Tagtiger Herman Gorter en 'n reeks volgelinge, goed beskou word, gaan dit vir hulle eerder oor die digter as die taal; want wat voorop staan, is die soeke na die getroue taaluitdrukking van *digterlike gevoelens* soos verrukking en ekstase, "hiperindiwiduele gewaarwordinge wat alleen die subjek só, presies só, kan voel" (W.E.G. Louw 1942: 57; kyk ook Odendaal 2015: 9). Geen wonder nie dat digters wat behoort het tot die romantici of Tagtigers hulle dikwels ook in kleredrag en voorkoms onderskei het van die gewone burgerman, wie se waardes en lewensbeskouings hulle dikwels koud gelaat het.

Ook die Afrikaanse Dertigers het hulle verset teen vorige geslagte en hulle poëtikale opvattings – veral teen die literêre kritici wat hierdie opvattings in stand gehou het en wat deur hulle as onbevoeg beskou is. Hoewel minder ekstreem, het hulle hulle ook verset teen die toe gangbare maatskaplike opvattings. Poësie was nie meer primêr nasionalisties getinte "volksdiens" nie, maar diens aan die Skoonheid.

In die denke van N.P. van Wyk Louw het die idee van die digter as profeet – weer ’n begenadige enkeling wat moet gaan “waar, hoër, kouer paaie lê” (uit “Opdrag” in die bundel *Die halwe kring*) – ’n belangrike rol ingeneem. Louw se wegbeweeg van die godsdiens, sy verhouding (as getroude man) met ’n ander vrou en sy daaropvolgende skeiding sal vandag min aandag ontvang, maar was in die 1930’s bepaald deurbrekings van verwagtinge ten aansien van ’n Afrikaanse digter. Ook ander Dertigers, soos Uys Krige (met sy troebadoer-leefstyl) en Elisabeth Eybers (met ’n egskeiding, verhuising na die buiteland en seksuele verhoudings aldaar), het bestaanswyses gevoer wat geykte maatskaplike verwagtinge deurbreek het.

In die Nederlandse én Afrikaanse letterkunde was daar talle groepe skrywers en digters wat radikaal ander poëtikale opvattings (as die romantiese) gehuldig het. Hulle het dikwels die primaat van die (poetiëse) taal en uitdrukking beklemtoon, die maatskaplike belang voorop gestel óf die verband of spanning tussen letterkunde en werklikheid beklemtoon. Desondanks het die belang van die skrywer nooit verdwyn nie en speel die (kultus van die) skrywer toenemend ’n belangrike rol hoewel, soos later aangedui sal word, op ’n totaal ander manier.

Ook in literatuurwetenskaplike benaderings van die afgelope anderhalf eeu het die skrywer ’n belangrike rol gespeel. Binne die neo-positivistiese benadering van literatuur is aanvanklik gefokus op die skrywer se biografie en is sy werk dikwels herlei tot (of geïnterpreteer in terme van) sy lewensloop, die ruimte waarbinne hy geleef het en die totale *Geistesgeschichte* waarbinne hy hom bevind het. Reaksies teen hierdie keurslyf-benadering is bekend (kyk Van Coller 1983). Hier kan veral die teorieë van die Russiese Formaliste en Praagse Strukturaliste genoem word met hulle beklemtoning van die belang van taal en hul beklemtoning van tegnieke om vervreemding (en “nuutsien”) te bewerkstelling (Victor Sklovskij se *ostranenie*) en outomatisering teen te werk. Ewe bekend is ook die beoefenaars van “practical criticism” (I.A. Richards & andere) en die voorstanders van “close reading”, veral die *New Critics*.

Later het Hans Robert Jauss en Wolfgang Iser skool gemaak met hulle benadering wat bekend gestaan het as die Resepsie-Estetika, een waarin die rol van die leser vooropgestaan het en “objektiewe” ondersoek na leesverslae die “subjektiwiteit” onderliggend aan die stiplees-metode moes teëwerk. In die VSA toon *reader-response criticism* raakpunte met die vastelandse benadering. Ook Stanley Fish het belangrike werk gedoen om aan te toon dat betekenis “is not somehow contained in the text but is created within the reader’s experience” (kyk Habib 2005: 733). Dit was egter veral Roland Barthes met sy essay uit 1968 oor die

"dood van die skrywer" wat opvattinge oor die belang van die skrywer as bron en gesag in 'n teks trompop geloop het (in Engels vertaald in Barthes 1977: 147):

> [T]he modern scriptor is born simultaneously with the text, is in no way equipped with a being preceding or exceeding the writing, is not the subject with the book as predicate; there is no other time than that of the enunciation and every text IS eternally written here and now.

Klem op die skrywer beperk die leesproses – asof ontdekking van die skrywer gelyk is aan interpretasie van die teks.

Hoewel Barthes dit in sy stuk meer gehad het oor 'n sekere soort letterkunde, was sy invloed enorm en verwant aan dié van die dekonstruksionisme. Foucault (1969) glo ook dat die betekenis van literatuur in die teks en nie in die skrywer te vinde is nie; tog hou sy opvatting van "diskursiewe formasie" verband met die skrywer wie se skryfwerk ook gereguleer word deur die historiese raamwerk waarbinne hy werk; hierdie historiese diskoers is gestruktureerd volgens reëls en kodes en verwant aan enige kode waarvan mense onbewus is, soos geïmpliseer deur Even-Zohar se begrip "repertoire" én die *habitus*-begrip van Bourdieu (Van Rees & Dorleijn 2006: 94–95).

## "Lewe die skrywer" – 'n terugkeer in die literêre veld[1]

Erasmus-Alt (2018: 6) verwys na Sergier & andere (2014) wat beweer dat die skrywer sedert die sestigerjare van die vorige eeu uit hoofstroom- literêre ondersoek verdwyn het:

> [D]e enkele keer dat er wel sprake is van schrijverschap, wordt een problematisch concept gebruikt dat van de Amerikaanse theoreticus Wayne C. Booth werd geleent: dat van de "implied author".

Na my gevoel is hierdie konsep 'n bruikbaar heuristiese een; bowendien veel minder problematies as die gebruik van "outeur" óf die totale negering van hierdie instansie. In ieder geval blyk dit duidelik uit Greenblatt (1980: 4) se uiteensetting van die denkbeelde van die sogenaamde "New Historicism" dat die skrywer nooit totaal buite rekening gelaat kan word nie, veral omdat sy optrede ook in verband met 'n bepaalde historiese tyd (en die onderliggende kodes daarvan) beskou

1 Die vaktydskrif *Werkwinkel* 12(2) van 2017 handel in die geheel oor "The Return of the Author".

behoort te word. Dit is egter veral die literêre pragmatiek wat die skrywer (binne hierdie intensionalistiese benadering) weer in ere herstel. Immers, ’n literêre werk word binne dié benadering gesien as ’n boodskap wat binne konteks beskou behoort te word (soos trouens alle taaluitings); dit is ’n "taalhandeling" bestaande uit ’n taallaag (*lokusie*), struktuur (*illokusie*) én uitwerking (*perlokusie*). Boonop moet dit voldoen aan bepaalde "gespreksvoorwaardes" wat teruggevoer kan word na die "uiteindelike" sender, die outeur (kyk Austin 1975 [1962]; Searle 1971; Sell 2000 en 2014; en Van Coller & G.J. van Jaarsveld 1984). Veral in ondersoeke na gedeeltes van *Die Bybel* en die betekenisse daarvan, het hierdie model baie bruikbaar geblyk (kyk Lategan 1992). Ook ondersoek na "poëtikale opvattings" (soos dié van Van Rees & Dorleijn 2005), na literêre "beeldvorming" (Van Rees & Dorleijn, 2006) en na die gebruik van die denkbeelde van Pierre Bourdieu in sy veldteorie (soos dié oor *habitus* – die onderliggende "reëls" van die spel – van die literêre veld) hou verband met die outeur.

Dit is egter veral die teorieë rondom beeldvorming wat die outeur weer vierkantig binne die fokus van die literatuurwetenskap geplaas het. Beeldvorming hou vanselfsprekend verband met die outeur se eie posisionering of projeksie van hom-/haarself, maar is ook nie net ’n eie konstruksie nie en die uiteindelike beeld (of *postuur*) kom tot stand deur die medewerking van verskeie bemiddelaars as rolspelers. Volgens Erasmus-Alt (2018: 17) verduidelik Dera (2012: 463) dat die konsep *postuur* "betrekking het op die wyse waarop akteurs hul posisie in die literêre veld bestendig". Omdat daar in die denke van Bourdieu verskeie moontlike posisies in die literêre veld beskikbaar is, moet ’n outeur eers so ’n posisie inneem en daarna behou.

Meizoz (2010: 84–85), aangehaal deur Erasmus-Alt (2018: 17 en verder; kyk ook Baert & Morgan 2017: 10) gebruik die term *persona* of *postuur* in hierdie verband, wat verwys na die skrywer se posisie binne die literêre veld en wat weer skakel met die masker wat ’n skrywer dra. Postuur is, soos gesê, nie net ’n skrywer se eie konstruksie nie, maar kom tot stand deur ’n interaktiewe proses waaraan joernaliste, kritici én biograwe meewerk en waarin nie-verbale gedrag én diskoers veronderstel word. Voorts kan so ’n posisie ’n sekere stabiliteit ("equally fixed in the available repertoire of literary practice" – Meizoz 2010: 84–85) vertoon, wat nie noodwendig staties is nie: skrywers kan byvoorbeeld in onderhoude telkens ’n ander aspek van hulleself beklemtoon. Meizoz (2010: 84–85) verwys byvoorbeeld na die gebruik van ’n skuilnaam wat nie net ’n manier is om sensuur vry te spring of om openbare belangstelling te wek nie, maar ook ’n vorm van posisionering. Dit is duidelik die geval met die skuilname van twee Afrikaanse skrywers: Boerneef en

Kleinboer. Beide skuilname hou byvoorbeeld verband met ’n plattelandse milieu (veral die agrariese); beide beklemtoon iets van nederigheid. As skrywers het I.W. van der Merwe en Fanie de Villiers op die oog af egter min gemeen en hulle reaksie op, en representasie van, die moderne stadslewe verskil radikaal. Tog is in beide se werk ’n sterk verknogtheid aan ’n verbygegane wêreld te sien en is hulle albei nostalgies daaroor.

Verderaan in hierdie studie word daar gekyk na die postuur van M.E.R. soos dit blyk uit J.C. Steyn se lewensbeskrywing van haar, én na haar postuur soos dit blyk uit haar keuse van ’n skuilnaam. Die aandag sal in sowel haar geval as dié van Piet Cillié gerig word op die wyse waarop hulle probeer het om ’n postuur te vestig, maar veral na die wyse waarop Steyn, hul biograaf, dit doen in sy twee biografieë oor hulle. Waarop nie in besonderhede ingegaan word nie, is Steyn se *selfposisionering*. Tog moet voor oë gehou word dat hy (onder meer deur die kafskrifte van sy werke, verklarings oor sy werkwyse, en derglike) homself op so ’n wyse posisioneer dat die bedoelde leser makliker oorreedbaar is. Hier is immers ’n betroubare, goed opgeleide en bekroonde akademikus aan die woord.

Kanonisering berus nooit net op intrinsieke beoordeling (dus van tekseienskappe) nie;  ook op ekstrinsieke aspekte, juis omdat kanonisering (rangordening binne die literêre sisteem) ondergeskik is aan groter sisteme (Van Coller 2001: 66). Die skep van ’n geloofwaardige beeld speel toenemend ’n rol in kanonisering. ’n Hele spesiale uitgawe van die letterkundetydskrif *Werkwinkel* (12[2] van 2017) is gewy aan die wyse waarop die skrywer toenemend in die sentrum staan van beeldvorming, wat dikwels direk herleibaar is tot sy/haar postuur én ook posisie in die literêre veld. Erasmus-Alt (2018: 28) wys daarop dat *etos* belangrik is wanneer verwys word na karaktereienskappe wat aanleiding gee tot ’n geloofwaardige beeld van ’n skrywer en siteer Korthals-Altes (2014: vii) wat *patos, logos* en *etos* die drie Aristoteliaanse bestanddele van oorreding noem. Die eersgenoemde element doen ’n beroep op die emosies, die tweede op die rede en *etos* hou direk verband met karaktereienskappe, met praktiese wysheid, deugsaamheid en welwillendheid. Baert & Morgan (2017: 10) verwys na intellektuele wat ruimskoots gebruik maak van kragtige metafore ten einde patos te wek, baie op die manier van ’n regsaak waar die leser in die plek gestel word van die regter, met die intellektueel as aanklaer en enige opponent(e) as die beskuldigde(s). Hoewel logos suiwere rasionaliteit (intellektualiteit) suggereer, impliseer dit dikwels ’n deureenvloei van logiese en retoriese argumente. Etos hou nie net verband met betroubaarheid en billikheid nie; dit is belangrik vir sprekers of skrywers

> to exude a sense of gravitas or learnedness […]. [L]earnedness is often seen as a precondition for trustworthiness. This explains, for instance, introductory blurbs listing one's achievements in order to assign credibility and thus instil trust. (Baert & Morgan 2017: 10)

Dit is iets wat in die bespreking van J.C. Steyn se twee hierna bespreekte biografieë meer aandag sal ontvang.

Dit is opvallend hoe Steyn te werk gaan om die twee persone oor wie hy die onderhawige biografieë skryf, binne hierdie oorredingsparadigma te tipeer of "op te voer". Cillié word by uitstek voorgestel as die wyse en opofferende werker wat tot snags tienuur geswoeg het in diens van Afrikanernasionalisme en sy volk; M.E.R beskik oor praktiese wysheid, maar haar deugsaamheid en selflose offervaardigheid (welwillendheid) word veral beklemtoon. In die M.E.R.-biografie verskyn daar (net na bladsy 416) selfs 'n foto van haar met haar bondeltjie kooigoed, geklee in 'n eenvoudige rok.

Op dieselfde posisionerende wyses is Emmanuel Kant se rigiede lewensstyl met spesifieke gewoontehandelinge, Martin Heidegger se *völkische* voorkoms en lewenswyse, Dylan Thomas se dronk uitbarstings, ensovoorts telkens geïnterpreteer in terme van hulle werk (Baert & Morgan 2017: 10). In wese is Steyn se biografieë pragmaties gerig, deurdat dit die leser wil oortuig dat die beeld wat geskep word, geloofwaardig is. Dit roep Korthals-Altes (2014: vii) se stelling op:

> All three ethical means – ethos, pathos, and logos – whether directly or indirectly expressed, buttress each other and cooperate to warrant the reliability and authority of […] [the] discourse.

Beeldvorming is nie neutraal of betekenisloos nie en skrywers het belang by 'n spesifieke voorstelling (kyk ook Bouwmeester, Geerdink & Ham 2015: 227). In die geval van 'n biografie gaan dit dikwels om 'n verdubbelende voorstelling (veral as die biograaf se weergawe van iemand se lewe neig na 'n hagiografie). Die persoon (byvoorbeeld 'n skrywer) oor wie die biografie handel, het reeds in sy of haar lewe en werk 'n selfvoorstelling gedoen; nou word hierdie voorstelling/posisionering versterk deur die voorstelling van die biograaf. Soos later uitvoeriger sal blyk, is dit inderdaad die geval met beide die genoemde Steyn-biografieë.

## Optrede as 'n openbare intellektueel

Baert & Booth (2012) bespreek die rol van die openbare intellektueel in terme van die posisioneringsteorie. In hulle artikel beweer hulle dat die moderne opvatting van die openbare intellektueel van die begin af inherent 'n klomp teenstrydighede bevat het én dat hierdie teenstrydighede in die afgelope tyd weer kop uitsteek.

Openbare intellektuele poisioneer hulleself binne die kulturele en groter sosiopolitieke terreine; dikwels binne 'n herkenbare diskoers. In die geval van J.C. Steyn staan die opvatting van "'n tuiste in eie taal" en die (historiese) problematiek verbonde aan die skepping, vestiging, uitbouing én bestendiging van Afrikaans sentraal. Sy drie alombekende biografieë of lewensbeskrywings oor Piet Cillié (in dié geval dalk eerder 'n "beroepsbeskrywing"), M.E.R. en N.P. van Wyk Louw konsentreer juis op drie skrywers (én openbare intellektuele) wie se lewens verknoop was met Afrikaans.

Die teenstrydighede waarna verwys is, lê eerstens tussen die outoriteit en respek wat die intellektuele hulleself toeëien en die waardes wat hulle voorstaan. Tweedens beskik hierdie intellektuele oor 'n kennis van 'n bepaalde (vak)gebied, maar eien hulle ook die reg toe om hulle opinies oor ander terreine te gee. Derdens is daar die spanning tussen hulle passie en betrokkenheid aan die een kant en hulle postuur van afsondering aan die ander kant. Vierdens is daar die spanning tussen die individuele en die kollektiewe; tussen individuele pligte en opvattings, en die (noodsaak vir) kollektiewe optrede.

Dit is duidelik dat in Steyn se biografieë al drie die genoemde persone uit die verf kom as (begenadigde) enkelinge en dat daar deurgaans verwysing is na hulle onafhanklike denke en optrede én hulle rebelsheid (deurdat hulle min erg het aan sosiale verwagtings). Desondanks tree hulle aldrie op namens (en in diens van) 'n volk en sy kultuurgoedere, soos 'n eie taal en politieke onafhanklikheid; dus namens 'n kollektiewe ideaal. Maar ook by Steyn self is daar dié spanning, soos dit ook telkemale in sy werk en outobiografiese geskrifte na vore tree: 'n neiging tot individualisme, selfs afsondering – en terselfdertyd die plig(sbesef) om namens 'n groter (kollektiewe) ideaal op te tree. Wat ook duidelik is, is dat Steyn nie die tipiese "authoritative" intellektueel (Baert & Morgan 2017: 2 en verder; Baert 2016: 163–181) is wat hom uitlaat oor 'n hele reeks sake sonder bewese kennis nie; dat hy meer neig na die rol van die "professional" intellektueel, wat primêr put uit verworwe kennis oor 'n bepaalde dissipline (die taalsosiologie en taalpolitiek) – hoewel hy hom dikwels ook uitlaat oor die politiek en bepaalde lewenskwaliteite, waaronder

eerlikheid, spaarsamigheid, deugdelikheid. Sy ideaal van die *bonus paterfamilias* stem merkwaardig ooreen met die invulling van hierdie konsep in die 17$^{de}$-eeuse Nederland en kan alles onder die sambreel van nasionaal geagte deugde val. In hierdie opsig kan Steyn beskryf word met die konsep "openbare intellektueel", soos Baert & Morgan (2017: 2) dié begrip omskryf: een van die soort mense wat,

> while possibly drawing on their expertise in a specific area, address a broader public and engage with what are considered to be significant social and political isues of the day which go well beyond their narrow field of professional focus.

Wat verder belangrik is, is dat posisionering selde 'n individuele onderneming is (Baert & Morgan 2017: 5). (Her)posisionering vind dikwels nadoods plaas en benodig telkens 'n bepaalde "verhoog"; trouens, ritualistiese boekbekendstelling by universiteite waar "gesaghebbendes" die woord voer, is sprekende voorbeelde van sodanige "opvoering". Honings (2017: 54) skryf soos volg in hierdie verband:

> Literary celebrity also carries obligations, whether a writer likes it or not. As an author acquieres a certain position, he automatically develops into a cultural authority. And this position gives him – however paradoxical this may initially seem – a window to vent his opinions on issues other than literature.

Honings verwys na 'n studie deur Heynders (2016: 3, 12–15) waarin die openbare intellektueel bestempel word as iemand wat op die kantlyn staan en dikwels opmerklike, selfs omstrede uitlatings maak, ook van morele, politiese en ideologiese aard. Vir hom is daar verskeie kanale ter beskikking, soos lesings, briewe aan die pers, artikels en – sou 'n mens wou byvoeg – biografieë. Wat belangrik is, is dat die naam van die openbare intellektueel aan hom outoriteit verleen om opinies te lug. Wat ook nie onvermeld kan bly nie, is dat die openbare intellektueel 'n openbare persona skep wat dikwels tot gevolg het dat die grens tussen die binne-tekstuele en buite-tekstuele vervaag. N.P. van Wyk Louw, André P. Brink en Antjie Krog is duidelike voorbeelde, maar selfs veel meer private persone soos Piet Cillié, M.E.R. én J.C. Steyn se openbare personae is duidelik onderskeibaar: die kwasterige, eenkant joernalis; die beskeie, eenvoudige, offervaardige, maar wyse vrou; die skugter en skigtige buitestander.

Tog kom die persona van die openbare intellektueel veral tot stand deur middel van sy/haar skryfwerk.

## Die voorstelling van Piet Cillié in Steyn se biografie

Volgens Steyn (2008: 368) het hy die biografie oor "Piet Cillié van *Die Burger*" as opdragwerk van Tafelberg, waarvan Hannes van Zyl destyds die bestuurder was, geskryf. Op daardie tydstip het Naspers sy salaris betaal. "[I]n die kontrak is," aldus Steyn (2008: 355) "duidelik gestipuleer dat ek nie 'in diens van' Naspers sou wees nie." Maar totale onafhanklikheid binne patronaatskap is altyd moeilik. Dit lyk asof Steyn by voorbaat 'n postuur van Piet Cillié in gedagte gehad het wat in hierdie biografie bevestig en uitgebou sou word. Dit raak by tye moeilik (of onmoontlik) om 'n onderskeid te tref tussen Cillié se werklike deugde en Steyn se eie intepretasie daarvan. Dit is egter duidelik uit Steyn (2002) se stelwyses watter eienskappe/deugde/sienings hy voorop wil stel en watter gebreke – veral die wat Cillié se postuur sou kon aantas – liefs onderbeklemtoon moet word.

Cillié se postuur, volgens Steyn se voorstelling of posisionering van hom, kan soos volg opgesom word: Hy is skerpsinnig, beskik oor deursettingsvermoë én is 'n harde werker – iemand wat bygedra het tot die Afrikanernasionalisme; boonop is hy 'n toonbeeld van die voordele wat moedertaalonderrig inhou (Steyn 2002: 6). Hy praat uitstekende Engels (op. cit. 17), is opstandig en vroeg reeds nie meer Christelik nie (op. cit. 19).[2] Hy lei aan die "kortgatsindroom" (op. cit. 21), en Afrikanerskap as roeping is bykans iets heiligs vir hom. Hy is skaam en inkennig (op. cit. 36), spartaans van gewoontes en stap graag. Een keer per jaar, as hy drie weke verlof gekry het, "is hy met sy tentjie en esel en Bettie met die kombuisgereedskap te voet na Houtbaai" (op. cit. 45); trouens, hy en sy vrou het "meermale van Stellenbosch na Riversdal gestap en saans in 'n sloot langs die pad geslaap" (ibid.)! Cillié steek sy voorkeure kwalik weg en het byvoorbeeld geen simpatie met homosekualiteit nie (op. cit. 46). Hy is ingetoë afsydig (op. cit. 76) en behoort aan geen kerk nie (op. cit. 79), maar doop tog sy kind (op. cit. 91), óók omdat hy hom sy hele lewe lank nooit losmaak van verwagtinge ten aansien van 'n rasegte Afrikaner (en boonop Broederbonder) nie. Cillié is 'n Afrikaner in murg en been (op. cit. 193) en sy vlymskerp kritiek op Beyers Naudé se verbreking van vertroulikheid eggo dié

2 Soos reeds gesê, is 'n ander skrywer oor wie Steyn 'n biografie skryf en vir wie hy (ook) duidelik 'n bewondering koester, N.P. van Wyk Louw. Ook Louw het hom vroeg reeds losgemaak van die Christelike godsdiens (kyk Kannemeyer 1990: 305). Cillié se eienskappe stem in baie opsigte met Louw (en in sekere opsigte ook met Steyn) s'n ooreen: hy is skrander, werk hard, leef spartaans, beskou Afrikanerskap as byna heilig, is 'n sterk ondersteuner van Afrikanernasionalisme en Afrikaans, verfoei jingo's, lei duidelik aan 'n "kortgat-sindroom", ensovoorts.

van Louw (op. cit. 194). Op bladsy 268 word bykans deur Steyn geïmpliseer dat die verhouding tusen Schalk Pienaar en Piet Cillié baie in terme van die verhouding tussen Van Wyk Louw en D.J. Opperman getipeer kon word. Hulle is soos twee bulle wat mekaar meet; twee skrander joernaliste met dieselfde oogmerke en ideologie, maar wat tog ook in kompetisie is met mekaar. Trouens, Cillié was sy lewe lank suur omdat Pienaar die Rhodes-beurs voor hom weggeraap het (kyk voetnoot 71 op bladsy 28 van die biografie; veral ook bladsy 249 waar Cillié aangehaal word: "Hy [Pienaar] het die Rhodesbeurs gekry, en hy het fôkol daarmee gedoen!").

Negatiewe aspekte rondom die figuur Cillié word deurgaans afgeswak. Voorbeelde hiervan is masturbasie (op. cit. 27); sy bewondering vir Oscar Wilde, ʼn bekende kultus-figuur in homo-seksuele kringe (op. cit. 28); en veral Cillié se huwelik met die ses jaar ouer huishoudster uit sy ouerhuis, Bettie (op. cit. 36). Binne ʼn opset soos die Cillié-huishouding met hulle deftigheid (dus: klassebewussyn) het dié huwelik opslae gemaak. Piet en Bettie se verhouding was derhalwe eintlik onaanvaarbaar binne gesinsverband. Hulle kennismaking, hofmakery, ensovoorts is egter een groot leëplek in die biografie. Tog word daar wél geskryf oor Cillié se skugterheid. Wat moet die leser dan aflei?

In die res van die biografie doen Steyn egter heelwat moeite om Bettie se postuur positief uit te bou en te skryf oor haar skerp intellek, die goeie kos wat sy berei het, haar sterk persoonlikheid, en dergelike (op. cit. 95, 216, 217, 309). Oor die kinders wat hulle grootgemaak het, lees ons eers op bladsy 91, waar die feit dat hulle aangenome kinders was, slegs terloops vermeld word. In die res van die biografie word nooit indringend geskryf oor dié gesinsverhoudings nie en veral nie indringend oor hoe die kinders hulle vader ervaar het nie. Ook byna niks oor hul huislike lewe nie (waarvoor veral op bladsy 214 ʼn geleentheid opduik).

Op bladsy 63 staan die volgende in verband met sy sosiopolitieke sienings: "Waarskynlik het Cillié aan die sin van party negatiewe skeidingsmaatreëls getwyfel" – sonder bewyse vir dié stelling. Ook op bladsy 133 word moeite gedoen om *Die Burger* se houding teenoor die ANC en PAC as gematigd-objektief ("nooit gejubel") voor te stel. Oor Cillié se lidmaatskap van die Afrikaner Broederbond word ook aanvanklik niks gerep nie (waar dié organisasie op bladsye 143, 188 en 194 ter sprake kom); eers veel later kom sy lidmaatskap byna terloops ter sprake (op. cit. 233, 234). ʼn Mens wonder ook waarom die name van die Uitvoerende Raad (UR) van die Afrikaner Broederbond nie genoem word nie. Cillié word ʼn "waterkop" genoem (op. cit. 182), maar Steyn verswyg die rede, naamlik dat Cillié ʼn kort mannetjie was wie se kop buite verhouding groot vir sy lyf vertoon het. Daar is ook ander voorbeelde van manipulering: op bladsy 194 word Cillié se naïewe geloof

in die beleid van afsonderlike ontwikkeling byvoorbeeld bykans geregverdig; Eric Louw se skynbare "indiskresies" bly onvermeld (op. cit. 191) en die stelwyse op bladsy 201, naamlik "Gross het nie gewaag [!] om een getuie te roep nie" is 'n duidelike voorbeeld van Steyn se eie ideologiese voorkeur. Bladsye 206 en 207 is van die min plekke in die biografie waar fel kritiek uitgespreek word teenoor Cillié. Bewyse vir die stelling op bladsy 216 oor Bettie se uitsonderlike kookvermoë – naamlik: "baie beskou haar as een van die beste kokke" – ontbreek, deurdat geen name verskaf word nie.

'n Besonder vreemde stuk is dié oor Cillié en vroue (op. cit. 217), wat as uiters vaag gestel bestempel kan word: "Baie vroue het Cillié aantreklik gevind. Hy was goed bevriend met 'n hele paar." By 'n later geleentheid skryf Steyn (2008: 369) hieroor: "Dit was vir my interessant dat dié kort, dik mannetjie so aantreklik was vir vroue." Hierdie ietwat negatiewe toon kom egter nêrens in die eerdere biografie voor nie. Cillié gaan besoek dikwels, op sy eie, 'n vrou wat haarself bestempel as "loslopend" (op. cit. 217) in haar woonstel, boonop in die aand – maar die leser moet glo dat dit bloot om vriendskap gegaan het. Verder ruim 'n ontkenning van 'n seksuele verhouding deur die vrou (wie se identiteit ook nie verklap word nie) nie sulke vermoedens uit die weg nie.[3]

Cillié se soms uiters onbeskofte optrede word selde aan die groot klok gehang; Cillié is inderwaarheid "aanstootlik" onbeskof (op. cit. 319, 320). Tog word dit deur Steyn afgeswak – vergelyk die volgende stelwyse (op. cit. 192): "[D]ie perfeksionistiese Weber meld dat Cillié 25 minute laat vir die afspraak opgedaag het!" Nog 'n voorbeeld is bladsy 268, waar na sy onbeskofte optrede teenoor Elsa Joubert verwys word in 'n versigtige bewoording; 'n ander is waar sy fyngevoeligheid vir kritiek genoem word (op. cit. 272). Laasgenoemde het te make met 'n keer toe Cillié geweier het om 'n kwatryn van Opperman te plaas bloot omdat dit eintlik 'n verheerliking van Schalk Pienaar (en implisiete kritiek op Cillié) bevat het. Op bladsy 273 word 'n onsmaaklike opmerking van Cillié teenoor Fritz Joubert afgemaak as spot; sy "los mond" (op. cit. 288) word net in die verbygaan genoem, ook die feit dat hy wrokke koester. Terwyl Steyn op bladsy 276 bespiegel oor die redes vir die aangetrokkenheid van Piet Cillié tot Izak de Villiers, meld hy nie die feit dat hulle persoonlikhede nogal ooreengestem het wat party karaktertrekke betref nie, veral 'n sekere arrogansie en stryerigheid. Een van die stukkies skerpste kritiek jeens Cillié kom voor op bladsy 289 waar Wiets Beukes se negatiewe woorde

3 Later (Steyn 2008: 368) skryf hy: "'n Vriendin het ten sterkste ontken dat hulle minnaars was, en my met 'n lasteraksie gedreig as ek selfs haar naam noem as nie-beminnende vriendin. Nie oor die dreigement nie, maar omdat sy alles so sterk ontken het, het ek haar naam maar weggelaat."

oor Cillié se persoonlikheid en optrede (sonder enige kommentaar van Steyn se kant af) aangehaal word. Cillié se onderskrywing van NP-standpunte het "sommige studente" (op. cit. 297) omgekrap, so word vermeld – maar hulle name ontbreek.

Een van die beste voorbeelde van die enigsins gemanipuleerde voorstelling van Cillié is die beklemtoning van sy sogenaamde spartaanse bestaan en sy spaarsamigheid: "Cillié het dus trou gebly aan 'n skeptisisme teenoor rykdom en 'n materialistiese lewenshouding wat kenmerkend was van baie van sy generasie" (op. cit. 243); ook: "Hy het kwaai geprotesteer toe die gordyne in sy kantoor, wat al amper aan flarde was, vervang moes word; ook toe 'n opgestopte bank gekoop is [...]. Hy het steeds geweier om 'n nuwe lessenaar te kry" (op. cit. 275). In Franssen (2010: 95) word in 'n ander verband aangevoer dat 'n sogenaamde "anti-ekonomiese" houding kenmerkend is van die rasegte skrywer, wat onselfsugtig is "in a very literal sense". Daar is reeds verwys na Cillié en Bettie se eenvoudige vakansies met 'n tentjie. Op bladsy 61 word vertel hoe Cillié ál sy uitgawes noukeurig bereken het, met die implikasie van eerlikheid én spaarsamigheid. Steyn maak dié inplikasie duidelik:

> [D]ie versigtigheid met geld was kenmerkend van Cillié en soveel ander Afrikaners van dié tyd. In later jare het hy op reise deeglik boekgehou en sou eerder geld uit sy eie sak neem as om geld van die Pers vir eie gebruik te aanvaar.

Tog het Cillié reeds in 1974 'n tweede (!) vakansiehuis – naas die een in Bloubergstrand – in Montagu aangeskaf en dit eers omstreeks 1988 verkoop (op. cit. 299). Op bladsy 300 word besondere weelde by die Cillié-egpaar gesuggereer:

> Naas die Cilliés se klaarblyklike liefde vir blomme en ander plante het hulle ook heelparty skilderye en Persiese matte gehad. Die skilderye was so baie dat hulle tot in die kombuis van hulle huis op Bloubergstrand gehang het, en hulle tapyte so baie dat hulle later bo-op mekaar in die sitkamer gelê het.

Dit gaan hier nie om skilderye van amateurs nie, maar van vooraanstaande Suid-Afrikaanse skilders (en ook om Persiese tapyte). Op bladsy 216 word 'n paar name van die verteenwoordigde skilders genoem: Gregoire Boonzaaier, Irma Stern, Adolp Jentsch, Bettie Cilliers-Barnard, Christo Coetzee en Ferrie Binge-Coetzee – kunstenaars wie se werke, déstyds al, slegs beskore was vir die besonder welgesteldes. Cillié het boonop "'n groot Mercedes-Benz" gery (destyds waarskynlik die 280-model), wat 'n weelde-voertuig van sy tyd was. Hierdie feite staan in direkte teenspraak met sy gesuggereerde spartaanse bestaan. Op bladsy 307 word die hele twis tussen Cillié en J.C. Kannemeyer (oor *Standpunte*) heel terloops genoem,

terwyl dit om ’n kernsaak (naamlik onafhanklikheid van ’n geborgde publikasie) gegaan het. Aangesien die twis gehandel het om rubrieke van “’n satiriese skrywer”, vra ’n mens jou af waarom sy identiteit nie onthul word nie. ’n Leser sou ook wonder waarom die aard van Rykie van Reenen se siekte verswyg word (op. cit. 335).

Heynders (2017: 37) haal ’n teksgedeelte aan van Tommy Wieringa wat sy bestempel as ’n “heavily loaded rhetorical passage”. Dit is ’n teksgedeelte waarin hy die rol aanneem van die gesaghebbende openbare intellektueel, “developing a moral dilemma – rootedness versus mobility, descent versus forgetting where you came from, religion versus idolatry”. Kortom, hierdie aanhaling verwys na teksgedeeltes waarin die implisiete outeur se stem hoorbaar raak in dié van die verteller en waarin oordele van onder andere ’n morele, ideologiese of religieuse aard gemaak word. Sodanige uitsprake deur Steyn kom telkens voor in die twee onderhawige biografieë. Wat belangrik is, is dat die leser besef (én ervaar) dat hulle aangespreek word deur die outeur wat hierdie woorde uitspreek. Dit veronderstel ook dat die leser die outeur moet vertrou, ag of aanvaar – en dít hou direk verband met selfposisionering. Daar kan slegs na die agterblad van die Cillié-biografie, met aanprysings deur I.L. de Villiers en Herman Giliomee, en die kafskrifte van dié biografie én die een oor M.E.R (met aanprysings deur Petra Müller, Izak de Villiers en P.A. Joubert) verwys word as bewys van hoeveel moeite die uitgewer gedoen het om die gehalte van die boek én die status en intellektuele vermoëns van die skrywer onder die aandag van die leser te bring.

’n Ander wyse waarop geloofwaardigheid geskep word, is deur die manier waarop die betrokke werk (hier: die biografie) as “wetenskaplik en betroubaar” gerepresenteer word. Die tipiese biograaf (soos Steyn) sal in sy teks aandui dat hy oorspronklike briewe benut het, navorsing in die argief gedoen het; hy sal ruimskoots aanhaal uit bronne (soos koerante, artikels, boeke) en verwys na persoonlike onderhoude (iets wat oor die tyd heen al hoe meer erken geraak het as ’n belangrike navorsingsinstrument – Masschelein & andere 2014: 19). ’n Voorbeeld van Steyn se posisionering as intellektueel spreek duidelik uit bladsy 9 van die Cillié-biografie waar sy bewondering as biograaf vir sterk vroue blyk, veral as hulle, soos M.E.R en Truida Louw, bygedra het tot die bou van ’n volk – en op bladsy 11 is dit glashelder dat Steyn weer ’n afkeer het aan jingo’s.

## Die voorstelling van M.E.R in Steyn (2004) se biografie oor haar

Erasmus-Alt (2018: 12 en verder) bespreek die kunssosiologiese teorie van Nathalie Heinich (2009) in besonderhede – 'n teorie wat fokus op die "uitsonderlike". Heinich se aandag gaan uit na artistieke gebeurtenisse, iets wat ook op elke kunstenaar van toepassing gemaak kan word (kyk Erasmus-Alt 2018: 20). Laermans (2005: 5) kritiseer Heinich se aanpak, weens vermeende teenstrydighede daarin, soos volg:

> One cannot advocate a descriptive and pluralistic posture, and at the same time favour one particular evaluative register – the system of individuality – against another one (the system of communality).

Opvallend is dat Steyn sodanige teenstrydigheid in sy biografie van M.E.R. oplos deur haar deurgaans te representeer as 'n individu gekenmerk deur 'n koppige eiesinnigheid, maar terselfdertyd as verknog aan 'n bepaalde volksgroep. Steyn se beskrywing van die lewensloop van M.E.R. verskil radikaal van sy biografie oor Piet Cillié. Cillié bly 'n ietwat ontliggaamde mens en slegs sporadies word byvoorbeeld iets gerep oor sy kos- en drankvoorkeure. Maar presies hóé hy leef en hóé sy verhouding met sy gesinslede was, bly onduidelik. Die klem val eintlik op Cillié se rol as redakteur van *Die Burger* en op sy politieke idees.

By die uitbeelding van M.E.R. is dit gans anders. Sy leef in hierdie biografie as 'n volledige mens, maar tog word daar deurgaans klem geplaas op haar skrywersloopbaan en die "events" daarvan: hóé boeke verskyn het en binne watter konteks en hóé dit ontvang is (die "erkenning" van haar, volgens Heinich 2009: 3 se beskouing). Heinich (2009: 5-6) verwys veral na drie (vervlegde) eienskappe of aspekte van artistieke erkenning (Erasmus-Alt 2018: 14):

— Verpersoonliking: Hier gaan dit oor die onlosmaakbaarheid van persoon en werk, iets wat Steyn herhaaldelik beklemtoon in sy biografie van M.E.R. Trouens, die "eenvoudige, direkte, tant Miem" skryf eweneens onopgesmukte, skynbaar eenvoudige prosa.

— Temporaliteit: Hierdie aspek hou verband met die uitgangspunt van Heinich (2009: 6-7) dat artistieke goedere duursamer geag word as materiële goedere. Steyn beklemtoon voortdurend dat M.E.R. eers laat erkenning ontvang en op 'n hoogs gevorderde leeftyd (77 jaar) byvoorbeeld die Hertzogprys ontvang. De Glas (1992: 297–298) noem drie maniere ter bereiking van die "optimale ekspoitasie" van 'n outeursoeuvre: die voortgesette stimulering van 'n oeuvre,

die voortgesette beskikbaarheid van titels en die eksploitasie van aanvullende markte (soos goedkoper herdrukke; kyk Erasmus-Alt 2018: 40). Sodanige "eksploitasie" was duidelik ook die bedoeling met die biografie van M.E.R., met as onderliggende motief die strewe om M.E.R. onder die aandag te bring van 'n nuwe geslag lesers. Dit word bevestig deur die heruitgawes van verskeie van haar werke ná die verskyning van hierdie biografie.

— Bemiddelingsprosesse: Erkenning kan selde geskied sonder verskillende soorte bemiddelaars, wat kritici, keurders en uitgewers insluit. 'n Bekende voorbeeld uit die Afrikaanse literatuurgeskiedenis is die rol wat simpatieke kritici (soos G. Dekker, H.A. Mulder, Rob Antonissen, P.du P Grobler en A.P. Grové) gespeel het in die beeldvorming rondom die Dertigers. Hiersonder sou hierdie belangrike skrywersgeslag (of beweging) nie onmiddellike en ook durende waardering ontvang het nie. Sodanige bemiddelaars deel, óf is simpatiek teenoor, die (implisiete/eksplisiete) poëtika van die betrokke skrywer(s). In die geval van M.E.R. was dit veral kollegas van haar by Nasionale Pers, bevriende akademici soos J.du P. Scholtz en haar "Kaapse dogters" (oor wie later meer), wat hierdie bemiddelingsrol gespeel het.

Die posisionering van 'n skrywer binne 'n bepaalde literêre tradisie – of juis sy/haar afwyking daarvan – is belangrik in 'n ondersoek na beeldvorming. M.E.R. staan tydens haar skrywersloopbaan, wat temas en styl betref, telkens duidelik buite die toe heersende (poëtikale) paradigma. Toe haar realistiese werk *Die kinders van die voortrek* (1920) verskyn, oorheers die romantiese tradisie (Kannemeyer 1978: 157); sy hersien later hierdie werk en dit verskyn as *Die tweeling trek saam* in 1960 – toe die vroeë eksperimentele prosa van die Sestigers, veral Jan Rabie en Etienne Leroux se werk, in die belangstelling gestaan het. Haar hoogaangeskrewe *Uit en tuis* (1946), met 'n eenvoudige (en persoonlike) verteltrant, verskyn weer toe die probleemromans van onder andere W.A. de Klerk en, later, Willem van der Berg sentraal staan en 'n werk soos hare, met sy realisme, skerp afsteek teen werke "bedreig deur 'n te versierde, liriese prosa […] of 'n te bewustelike gestroopte styl" (Kannemeyer 1978: 281). Latere herwaarderings van haar werk beklemtoon juis die sobere realisme daarin – "die nugter mededelende styl en die afwesigheid van enige bewuste literêre strewe" (Kannemeyer 1983: 9).

Belangrik in literêre posisionering is ook 'n fokus op die houding wat die skrywer inneem ten opsigte van die leser (Erasmus-Alt 2018: 36). Aangaande M.E.R. word dikwels 'n verhouding van vertroue en intimiteit genoem; geen ingewikkelde strukturering of ingewikkelde verwysings kenmerk haar werk nie.

> In al hierdie stukke staan die vertelster telkens in die sentrum met haar gedagtes en gevoelens, sodat die herhaalde uitweidings, beskoulike gedeeltes en didaktiek volledig deel van die geheel word en nie die eenheid van die skets of vertelling versteur nie. (Kannemeyer 1983: 7)

Dit is asof die leser binnegenooi word as gewaardeerde gas – weer eens verwant aan die openbare beeld van ’n private vrou wat dikwels ongenooide gaste hoflik binne genooi het. Verwant hieraan is ook die voortdurende ontkenning van M.E.R. se kant dat sy ’n “ernstige” skrywer sou wees.

Diskoers – die diskursiewe aspek van postuur – is die tekstuele aanbieding van die skrywer. Diskursiewe tekste sluit onder meer essays, poëtikale geskrifte en outobiografieë in. Postuur is nie net ’n skrywer se eie unieke konstruksie nie, maar ’n proses waarby die skrywer self, naas andere, betrokke is. Die tese van hierdie studie is dat beide Cillié en M.E.R. meegedoen het aan selfvoorstelling (byvoorbeeld Cillié se skynbare spaarsamigheid deur deurgaans te weier om sy mat en skryftafel te vervang; of M.E.R. se voorkeur vir eenvoudige klere en kos, én haar onopgesmukte taal). Tog moet beklemtoon word dat selfvoorstelling – ook deur byvoorbeeld die biograaf[4] – nie (uitsluitlik) gemanipuleerd en dus vals hoef te wees nie; dit gaan, in die beskrywing van die wyses daarvan, primêr om die blootlegging van sodanige meganismes.

Die biografie is as (sub-)genre ’n vorm van geskiedskrywing en dit is duidelik dat Steyn nie graag die “mens-agter-die-boek” wil weergee nie; hy skram dus (anders as ’n ander bekende Afrikaanse biograaf, J.C. Kannemeyer) meestal weg van psigologiese en/of positivistiese verklarings. Eerder sien hy uitsonderlike persone as verteenwoordigers van die geskiedenis. M.E.R. en Piet Cillié is albei Afrikaners in murg en been: M.E.R. deur oortuiging en uit ervaring; Cillié eweso, maar ook weens sy opvoeding.

In die M.E.R.-biografie word daar veel meer geneig na ’n (omvattende) kultuurgeskiedenis as in die Cillié-biografie. Steyn gee aangaande M.E.R. se lewe baie aandag aan die oorheersing van Engels op alle terreine in die Kaapprovinsie van die 19$^{de}$ eeu, veral wat betref die onderwys en politiek. Maar in die M.E.R.-biografie word ook ruim aandag geskenk aan tipiese eietydse kos, kleredrag en

4 Teksintern kan ’n skrywer, byvoorbeeld ’n biograaf, die leser op verskillende maniere probeer oortuig van sy eie etiese waardes, sy opregtheid en eerlikheid of outoriteit; maar ook eksterne “getuienis”, soos die flapteks met sy outeursbiografie daarop, die skrywer se akademiese reputasie, sy bekronings, en derglike kan dit bewerkstellig. Sodoende doen sy eie voorstelling van iemand anders betroubaar aan.

gewoontes (Steyn 2004: 16 en verder). Swellendam en sy geskiedenis word in besonderhede beskryf; later ook aangaande Pretoria, ensovoorts – terwyl daar in die Cillié-biografie selde aandag bestee word aan presies hoe Stellenbsoch of Kaapstad gelyk het, watter vervoermiddels daar was, watter klere mense aangetrek het, of dergelike.

Die aanleiding tot die skryf van hierdie biografie oor M.E.R. was om haar "nugtere nasionalisme en die toewyding aan haar mense" (op. cit. 9) onder woorde te bring. Op bladsy 26 haal Steyn vir M.E.R. bewonderend aan waar sy skryf oor haar (baie kwaai, skerpsinnige en moeilike) ma, en beweer dat hierdie woorde oor haar ma ook 'n belangrike sleutel is tot M.E.R. se eie persoonlikheid. Hulle was in Steyn se woorde beide, as mense,

> een van stuk; die mens het deurgaans homself gebly. Sekere grondbeginsels was so deel van so 'n mens se aanleg dat hy nie sonder om homself geweld aan te doen, ontrou daaraan kon wees nie […] 'n lewe een van stuk en vry van gemene streke. Uit so 'n lewe kan 'n mens waardes oordeel, net soos jy met suiwer gewigte alles kan meet wat 'n skaal vir jou kan sê.

Uit die hele biografie kan ook die belangrikste kontoere van M.E.R. se "postuur" getrek word. Sy is 'n uitsonderlike vrou, hoogs intelligent, soms in haar jeugjare naïef, impulsief en aweregs geneig, maar buitengewoon onafhanklik van denke en optrede; byna "feministies" wanneer vroue aan die einde van die 19de eeu as norm gebruik word. Haar eie liefdesverhouding en daaropvolgende troue getuig kwalik van goeie oordeel en dit is asof sy later die lyflike liefde afskryf. In haar verdere lewe word sy toenemend gedryf deur die belange van "haar volk", veral dié van vroue ("die moeder is sentraal in die huisgesin" – op. cit. 284) en alles anders moet tweede viool speel (selfs by tye haar kinders). Sy werk onbaatsugtig vir die ACVV, werk mee aan die Carnegie-ondersoek en deurkruis die land. Met haar medewerking aan dié verslag lewer sy 'n belangrike bydrae en beïndruk selfs hoogaangeskrewe akademici met haar intellek en wysheid. Die laasgenoemde eienskap is 'n kenmerk van haar: 'n ewewigtige opweeg van moontlikhede by enige besluit. Hierdie wysheid blyk later in haar skryfwerk vir *Die Burger* en maak haar die geestelike mentor van 'n paar merkwaardige vrouens, haar genoemde "Kaapse dogters": Elise Muller, Audrey Blignaut, Alba Bouwer en Rykie van Reenen. Veral met die laaste drie het sy 'n hegte verhouding. Almal van hulle is skrywers op wie sy invloed uitoefen.

M.E.R. se skrywersloopbaan ontwikkel stadig, maar haar postuur groei gestadigd en sy raak stewig gekanoniseer deur die ontvangs van literêre pryse.

Kannemeyer (1983: 6) noem ook eredoktorate van die universiteite van Stellenbosch (1950), Kaapstad (1951) en Suid-Afrika (1973); die laaste twee vir haar letterkundige bydrae. Sy ontvang die Hertzogprys in 1953. Haar lewe en skryfwerk kan kwalik van mekaar geskei word; sy dien veral deur die woord.

Voorts word M.E.R. beskryf as 'n "getuie van groot tye" (én van groot mense), omdat sy 'n vriendin en tydgenoot was van sommige van die belangrikste Afrikaanse skrywers, politici en intellektuele van haar tyd (op. cit. 10). By tye gaan Steyn – wat hom gewoonlik van spekulasie weerhou – bespiegelend te werk, soos op bladsy 35:

> Wat in M.E.R. se beskeie Swellendamse agtergrond het tot haar geestelike groei bygedra? Miskien haar vader se ruimdenkendheid, haar ma se forsheid en afsku van valsheid, die bestendigheid van haar agtergrond, die beskikbaarheid en invloed van doelgerigte onderwyseresse op die regte oomblik, die bestaan van 'n dorpsbiblioteek, die verhoudings wat sy kon aanknoop en die vormende invloed van 'n armoede wat oorkom kon word.

Dit is egter duidelik dat Steyn self al hierdie genoemde aspekte as belangrike vormende faktore vir 'n besondere mens beskou.

Die weergawe van M.E.R. se denke oor wat dit beteken om 'n Afrikaanse volk te wees (op. cit. 75–76) sou byna, in narratologiese terme, 'n *interferensieteks* genoem kan word – 'n teksgedeelte waarin verteller en karakter se visies oorvleuel. Op bladsy 145 is daar 'n karakterisering van M.E.R. as die verplante boervrou wat ook tegelykertyd die "nuwe vrou", naamlik die "Afrikanerfeminis en Boere-intellektueel" verteenwoordig. Soos president M.T. Steyn vir N.P. van Wyk Louw 'n volmaakte kombinasie was van "die destydse deursneeboer en die ontwikkelde man", was M.E.R. 'n kombinasie van "die deursneehuisvrou en ontwikkelde vrou" – waarskynlik die ideale vrou, volgens Steyn se opvatting. Op bladsy 322 praat Steyn in eie woorde oor M.E.R.: "En sy sien baie mooi die kern in van die saak wanneer sy skryf [...]". Ook op bladsy 325 kom daar outeurskommentaar voor wanneer hy haar steun vir Hitler sterk relativeer. Outeurskommentaar (as waardering van haar standpunt) kan ook op bladsy 406 raakgelees word; soos ook iets later in die biografie (op. cit. 413) as Steyn verskoning vind vir M.E.R. én ander Afrikaners se aanvanklike ondersteuning vir die Nazi-beweging in Duitsland: "Soos baie ander Afrikaners het sy eers ná die oorlog langsamerhand te wete gekom wat werklik in Nazi-Duitsland gebeur het." Dit is 'n duidelike "voorstelling", in al die betekenisse van die woord.

Ek gee vervolgens ’n kriptiese lys van aspekte wat negatief sou kon reflekteer op die beeld van M.E.R., maar wat deur Steyn oor die algemeen sonder kommentaar weergegee of onderspeel word:

— Op bladsy 116 gee Steyn enkele gissings oor die amperse tweede huwelik van M.E.R., maar bly aan die versigtige kant in sy bespiegeling. Op bladsy 78 kan afgelei word dat haar broer Hendrik se afkerigheid jeens haar eggenoot, Oakshot, waarskynlik meer gaan oor laasgenoemde se persoonlikheid. Die pertinente noem van hierdie feit sou egter kwaai kritiek wees op M.E.R. se onderskeidingsvermoë betreffende menslike persoonlikheidstrekke.
— Iets soortgelyks is die geval van haar tweede swangerskap (op. cit. 80), ’n gebeurtenis wat sonder kommentaar weergegee word, maar wat weer eens vreemde optrede is vir ’n intelligente vrou met ’n goeie oordeelsvermoë, want haar huwelik was toe lank reeds gedoem.
— Voorts hang die geboorte van M.E.R. se seun Koos ietwat in die lug en die vraag ontstaan dadelik of hy enige permanente skade tydens sy moeilike geboorte opgedoen het (op. cit. 80). In die res van die boek word moeite gedoen om die seun op ’n besonder positiewe wyse te posisioneer, byvoorbeeld op bladsy 135 waar hy as ’n “knap en briljante leerling” bestempel word; en selfs op bladsy 175, waar sy werkgewer sou gesê het “dat Koos se werk, hoewel by tye uitstekend en heeltemal bo die gewone, meestal so onseker en onbevredigend is, dat hy dit nie langer kan duld nie”.
— Op bladsy 151 word die aard van Sarah Goldblatt (C.J. Langenhoven se sekretaresse) se ware verhouding met hom verdoesel. Willemien Brümmer (2018), sy agterkleindogter, sou later pertinent na Goldblatt as Langenhoven se “minnares” verwys. Laasgenoemde gegewe word ook in ander publikasies aangetref, soos ook in die Wikepedia-inskrywing oor Goldblatt.
— Die kwaai kritiek wat op M.E.R. se negatiewe, selfs satiriese en “onsmaaklike” voorstelling van ’n armblanke-tweeling in haar werk gevolg het, word deur Steyn op bladsye 288–289 getemper. Steyn skryf voorts openhartig oor M.E.R. se vriendin, Nell van Heerden, se homoseksualiteit (op. cit. 271), maar op bladsy 484 word die identiteit van ’n “jonger vrou” wat elke aand by Van Heerden oorgeslaap het, verhul met dié woorde:

> omdat die identiteit van die ander vrou nie hier ter sake is nie, word haar naam weergegee as X. In elk geval kom die woord "verhouding" of iets dergeliks nie in die brief voor nie. [5]

In 'n brief van 16 Maart 1962 skryf M.E.R. aan Alba Bouwer dat Nell [Van Heerden] moeilik oortuig sal kan word om die "jonger vrou" prys te gee;

> dit sal vir Nell miskien nog vaster op koers maak, omdat sy sal voel iets baie kosbaars, iets wat sy as lewensbelangrik beskou, van haar weggeneem word.

Op 20 November 1963 skryf M.E.R. aan Bouwer dat sy dié brief, waarvan 'n afskrif by hare ingesluit word, aan Nell gestuur het "die Woensdag na jy weg is". Die betrokke brief is van 12 November 1963 en sy skryf dat die "jonger vrou [...] baie van haar vrye tyd by jou bestee en dat sy selfs snags by jou slaap, op jou versoek". M.E.R. se verwyt is dat Nell die "jonger vrou" se "werkkragte" tot haar eie voordeel benut en haar uitput deurdat sy "die nagte moet wy om Nell se kragte te steun". Op 29 November 1963 skryf M.E.R. aan Rykie van Reenen (die naamlose "jonger vrou" van hierbo) en verwys na "die vriendskap tussen julle" wat "gereel (*sic!*) [moet] word om vir elkeen voordeel en geen skade te bring nie". Die waarskynlikheid van 'n lesbiese verhouding daargelaat, is dit vreemd dat Steyn die naam verswyg – wat inderdaad van die grootste belang is, naamlik weens die besondere onderlinge verhouding wat bestaan het tussen M.E.R., M.E.R. se dogter Anna, Alba Bouwer, Audrey Blignaut, Elise Muller en Rykie van Reenen, asook die lig wat dit werp op M.E.R. se etiese besef en morele optrede. Binne die benadering wat hier gevolg word van *posisionering*, gaan dit hier meer oor die posisionering van Rykie van Reenen wat, in die stadium toe die biografie geskryf is, nog geleef het, en 'n goeie kennis van Steyn asook 'n invloedryke persoon binne die Naspers-geledere was.

Daar kan kort gegaan word oor ander moontlike omstrede sake: M.E.R. se opvatting oor verpligte sterilisasie van mense wat ly aan "oorgeërfde swaksinnigheid" (op. cit. 345); die werklike waarde van die bedrag van £150 in 1938 (op. cit. 374); die woorde "koop, koop, koop" (op. cit. 450) om Alba Bouwer se man, Eben, se gedrag mee te beskryf, wat eerder Steyn se eie afkeer van spandabeligheid weerspieël. Laasgenoemde blyk ook uit die wyse waarop M.E.R. se suinigheid jeens "'n bediende" (op. cit. 470) onmiddellik gekoppel word aan haar eenvoudige lewenstyl.

---

5 Mev. Marita Buys van die US-dokumentasiesentrum skryf in 'n persoonlike e-posbrief aan my, gedateer 6 Julie 2018, dat Steyn se verwysings na die briewe nie heeltemal korrek is nie, waarskynlik omdat die Alba Bouwer-versameling (waaruit twee van die briewe kom) nog nie destyds [by die skryf van die biografie] geïndekseer was nie.

## Slotsom

In die voorafgaande paragrawe is gekyk na die posisionering van Piet Cillié en M.E.R. deur J.C. Steyn. Hieruit het geblyk dat sodanige posisionering dikwels ook ’n selfposisionering duer die biograaf impliseer. Wat hierdie studie aantoon, is dat géén biografie belangeloos geskied nie en dat so ’n (self)posisionering ook uit byna alle biografieë afgelees – eerder: ge(re)konstrueer – kan word.

Wim Hazeu, die bekende Nederlandse biograaf, maak in ’n aangehaalde onderhoud (Hofstra 2017: 6) ’n paar belangrike opmerkings oor die skryf van biografieë, en waaruit sy benadering blyk. Opvallend is in watter mate dit ooreenstem met Steyn se eie uitgangspunte soos afgelei kan word uit sy werk, óf wat hy in sy biografieë verwoord het. Vir Hazeu gaan dit veral oor feite wat onomstootlik is, hoewel hy toegee dat interpretasie en “invulling” onvermydelik is. Hy het ’n broertjie dood aan die Freudiaanse benadering en stel liefs sy onderwerp self aan die woord, byvoorbeeld deur briewe (soos Steyn, in die geval van Cillié en M.E.R., deur hulle geskrifte). Hazeu skryf oor bepaalde persone, omdat hy bewondering vir hul werk het en nie omdat hy vooraf ’n bepaalde beeld van die onderwerp het nie.

Uit hierdie ondersoek het geblyk dat Steyn ook ’n bewondering het vir sy onderwerpe, op grond van veral hul werk. Dit is waarskynlik die rede waarom hy persoonlike gebreke onderspeel: wat Cillié byvoorbeeld vermag het, het geskied ten spýte van bepaalde negatiewe karaktereienskappe.

Iets selfs belangriker wat uit die onderhawige ondersoek blyk, hou verband met Baert & Morgan (2017: 3) se opmerking dat dit nie altyd moontlik is om die presiese doelstellings (“intentions”) en motiewe van intellektuele handelings (soos die skryf van boeke) te bepaal nie. Trouens,

> it is often difficult to find conclusive empirical evidence for making claims about the motives and intentions of individuals […] [S]econdly, this perspective [the reconstruction of the motives and intentions behind certain intellectual interventions [and] attempts to uncover a theme, principle or outlook that supposedly runs throughout the trajectory of the intellectual who is being discussed] sometimes overstates the coherence within an intellectual’s trajectory.

Sodanige oorbeklemtoning is ’n gevolg van die strategiese posisie-inname van ’n openbare intellektueel. In die res van Baert & Morgan se artikel word sodanige posisie-innames gelykgestel aan dramatologiese truuks (“devices”): “they range from stage-setting and genre conformity to rhetorical moves in how arguments are

presented" (op. cit. 3). 'n Dramatologiese benadering tot outeursposisionering word onderlê deur beskouings aangaande 'n bepaalde "opvoerbaarheid" of "performiteit", wat dadelik die hele taalhandelingsteorie in die gedagte roep: 'n Uiting word op 'n bepaalde manier geskep ('n illokusie kom tot stand) om as "daad" 'n bepaalde pragmatiese effek (*perlokusie*, in taalhandelingsteorie-terme) te bereik.

In die voorafgaande ondersoek na die voorstellings van, onderskeidelik, Cillié en M.E.R. is van hierdie insigte gebruik gemaak. Onder andere is getrag om aan te toon dat Steyn se *bedoelde perlokusie* telkens is om die leser te oortuig van die feit dat Cillié en M.E.R. onselfsugtige werkers vir Afrikaans en Afrikanernasionalistiese idees was. Soos ook geblyk het, was dit veel makliker in die geval van die selflose M.E.R. se lewe en werk, aangesien sy weggeskram het van persoonlike eerbetoon en eenvoudig aangetrek en geleef het; moeiliker was die geval met Cillié, wat uit die verf kom as 'n enigsins arrogante en onbeskofte man wat heelwat persoonlike rykdom vergaar het.

Skryf (ook van studies óór skrywers en hul biografieë) is altyd 'n waagstuk, omdat selfposisionering haas onvermydelik is. Nougesette navorsing en verskaffing van empiriese feite, soos in die geval van Steyn se "postuurskeppings" rondom Cillié en M.E.R., werk subjektiwiteit egter in 'n hoë mate teë.

*Universiteit van die Vrystaat*

❖

# Bronnelys


Ankersmit, F.R. 1990. *De navel van de geschiedenis. Een overzicht van moderne geschiedfilosofische opvattingen.* Groningen: Wolters-Noordhoff.

Austin, J.L. 1962. *How to Do Things with Words.* Oxford: Clarenden Press.

Baert, Patrick. 2016. The Philosopher as Public Intellectual. In: Desch, M (ed.). *Public Intellectuals in the Global Arena: Professors or Pundits.* Indiana: University of Notre Dame Press, pp.163–181

Baert, Patrick & Booth, Josh. 2012. Tensions Within the Public Intellectual: Political Interventions from Dreyfuss to the New Social Media. *International Journal of Politics, Culture, and Society*, 25(4):111-126. https://doi.org/10.1007/s10767-012-9123-6

Baert, Patrick & Morgan, Marcus. 2017. A performative framework for the study of intellectuals, pp. 1-18. DOI: 10.1177/1368431017690737. [First published in *European Journal of Social Theory*, 14(4):453-467.]

Barthes, Roland. 1977. *Image, Music, Text.* Translated by Stehen Heath. London: Fontana Press.

Bouwmeester, Gerard; Geerdink, Nina; & Ham, Lourens. 2015. Een veelstemmig verhaal. Auteurschap in de *Geschiedenis van de Nederlandse literatuur*. *Nederlandse Letterkunde*, 20(3):215-236. https://doi.org/10.5117/NEDLET2015.3.BOUW

Brümmer, Willemien. 2018. "Die Stem" was nooit julle s'n nie. Die Burger, 20 Junie 2018:9. https://www.pressreader.com/.../die-burger/20180620/2819087738.....

Cloete, T.T. 1984. Taalhandelinge en die literatuur. In: Van Coller, H.P. & Van Jaarsveld, G.J. (eds.), 1984:1-14.

De Deugd, C. 1966. *Hets metafisisch grondpatroon van het romantisch literaire denken.* Groningen: Wolters.

De Glas, G. 1992. Hebben uitgeverijen invloed op de literaire canon? http://www.dbnl.org/tekst/glas005hebb01 01/glas005hebb01 01 0001.php [7 Junie 2018].

Dera, J. 2012. De potscherf in het woestijnland. Hans Faverey: Beeld en beeldvorming. *Spieghel der Letteren,* 54(4):459-489.

Erasmus-Alt, Joanita. 2018. *Die bydrae van nie-artistieke praktyke tot die literêre sukses van eksemplariese Afrikaanse tekste. 'n Ondersoek na beeldvorming.* Ongepubliseerde PhD-proefskrif. Bloemfontein: Universiteit van die Vrystaat.

Feinauer, Ilse. 2007. Doen die *Woordeboek van die Afrikaaanse Taal Deel XII* dit vir die Afrikaanse taal en die Suid-Afrikaanse leksikografie? *Leksikos*-17 (AFRILEX-reeks/series), 17:259-277. https://doi.org/10.5788/17-0-522

Foucault, M. 1969. The Author Function. https://foucault.info/documents/foucault.authorFunction.en.html [18 Junie 2018].

Franssen, Gaston. 2010. Literary Celebrity and the Discourse on Authorship in Dutch Literature. *Journal of Dutch Literature*, 1(1):93-113.

Gouws, Rufus H. 2003. Aspekte van mikrostrukturele verskeidenheid en inkonsekwentheid in woordeboeke. *Lexikos*-13 (AFRILEX-reeks/ series), 13:92-110. https://doi.org/10.5788/13-0-724

Greenblatt, S.J. 1980. *Renaissance Self-Fashioning. From More to Shakespeare.* Chicago, London: The University of Chicago Press.

Habib, M.A.R. 2005. *A History of Literary Criticism. From Plato to the Present.* Oxford: Blackwell Publishing.

Heinich, N. 2009. The Sociology of Vocational Prizes: Recognition as Esteem. *Theory, Culture and Society, SAGE Publications*, 26(5): 85-107. https://halshs.archives-ouvertes.fr/halshs-01202780. https://doi.org/10.1177/0263276409106352

Heynders, Odille. 2016. *Writers as Public Intellectuals. Literature, Celebrity, Democracy.* Basingstoke: Palgrave Macmillan. https://doi.org/10.1057/9781137467645

Heynders, Odille. 2017. The Figure of the Migrant: Tommy Wieringa's Intellectual Intervention. *Werkwinkel*, 12(2):23-39. https://doi.org/10.1515/werk-2017-0011

Hofstra, Nico. 2017. Biograaf Wim Hazeu: 'Ik wil niet choqueren, maar ik mag ook niets verzwijgen'. *Hp/De Tijd* (*Cultuurbijlagen*), 2 Juni:6.

Honings, Rik. 2017. The Most Famous Writer of the Low Countries: Herman Brusselmans Star Author and (Reluctant) Public Intellectual. *Werkwinkel*, 12(2):41-64. https://doi.org/10.1515/werk-2017-0012

Kannemeyer, J.C. 1978. *Die geskiedenis van die Afrikaanse literatuur Band 1.* Kaapstad & Pretoria: Academica.

Kannemeyer, J.C. 1983. *Die geskiedenis van die Afrikaanse literatuur Band 2.* Kaapstad & Pretoria: Academica.

Kannemeyer, J.C. 1990. *Die dokumente van Dertig.* Kenwyn: Jutalit.

Korthals-Altes, L. 2014. Ethos and Narrative Interpretation. University of Nebraska Press. http://digitalcommons.unl.edu/unpressamples?273 [8 Januarie 2018].

Laermans, R. 2005. Nathalie Heinich, Sociologist of the Arts: a Critical Appraisal. *Boekmancahier#46*, Desember:1-12.

https://www.boekman.nl/sites/default/files/downloads/free_downloads/boekman/bm46_laermans.pdf.

Lategan, Bernard (ed.). 1992. *The Reader and Beyond. Theory and Practice in South African Reception Studies.* Pretoria: Human Sciences Research Council.

Louw, W.E.G. 1942. *Die invloed van Gorter op Leopold.* Kaapstad: Nasionale Pers.

Luther, Jana, Pheiffer, Fred & Gouws, Rufus (reds.). 2015 ($6^{de}$ uitgawe). *Handwoordeboek van die Afrikaanse taal.* Kaapstad: Pearston.

Masschelein, Anneleen; Meuré, Christophe; Martens, David; & Vanasten, Stéphanie. 2014. The Literary Interview: Toward a Poetics of a Hybrid Genre. *Poetics Today*, 35(1-2):1-49. https://doi.org/10.1215/03335372-2648368

Meizoz, J. 2010. Modern posterities of posture. Jean Jacques Rousseau. In Dorleijn, G.J., Grüttemeier, R. & Korthals Altes, L. (reds.). *Authorship Revisited. Conceptions of Authorship around 1900 and 2000*. Leuven; Walpole: Peeters, pp. 81-93.

Odendaal, Bernard. 2015. Nawerkings van Herman Gorter se *Mei* (1989) en *Verzen* (1890) in die Afrikaanse digkuns. *Tydskrif vir Nederlands & Afrikaans*, 23(1):3–31.

Odendal, F.F.; Schoonees, P.C.; Swanepoel, C.J.; Du Toit, S.J.; & Booysen, C.M. 1993 (3de uitgawe). *Handwoordeboek van die Afrikaanse taal.* Johannesburg: Perskor.

Searle, J.R. 1971. What is a speech act? In Searle, J.R. (ed.). *The Philosophy of Language.* Oxford: Oxford University Press, pp. 39–53.

Sell, Roger. 2000. *Literature as Communication. The Foundation of Mediating Criticism.* Amsterdam/ Philadelphia: John Benjamins.

Sell, Roger. 2014. *Literary Pragmatics.* London: Routledge.

Sergier, M.; Vandevoorde, H.; & Van Zoggel, M. 2014. De auteur als Lazarus. https://biblio.ugent.be/publication/5857273/2017 [30 Desember 2018].

Steyn, J.C. 2002. *Pennevegter. Piet Cillié van* Die Burger. Kaapstad: Tafelberg.

Steyn, J.C. 2004. *Die 100 jaar van M.E.R.* Kaapstad: Tafelberg.

Steyn, J.C. 2008. *Sonkyker. Afrikaner in die verkeerde eeu.* Kaapstad: Tafelberg.

Universiteit van Stellenbosch. 2018. Biblioteeks- en Inligtingsdiens: Dokumentasiesentrum.

*Alba Bouwer-versameling*:

Ms. 255.K.M.4 (57). Brief van MER aan Alba Bouwer. 16/03/1962.

Ms. 255.K.M.4 (68/1). Brief van MER aan Alba Bouwer, 20/11/1963 & Afskrif van brief van MER aan Nell van Heerden, 12/11/1963.

*M.E.R.-Versameling*:

Ms. 55 (Byvoeging)**.** Geen vermelding van datum, maar uit die briefteks blyk dat dit om 'n brief gaan van 29 November 1963).

Van Coller, H.P. 1983. Enkele opmerkinge oor die begrip "literêr". *Tydskrif vir Geesteswetenskappe,* Junie:102–115.

Van Coller, H.P. 2001. N.P. van Wyk Louw as kanoniseerder (Deel 1). *Tydskrif vir Geesteswetenskappe*, 41(1):63-72.

Van Coller, H.P. & Van Jaarsveld, G.J. 1984. *Woorde as dade. Taalhandelinge en letterkunde.* Durban: Butterworth.

Van Rees, C.J. & Dorleijn, G.J. 2005 [1993]. *De impact van literatuuropvattingen in het literaire veld. Aandachtsgebied literaire opvatting van de Stichting Literatuurwetenschap.* Den Haag: Stichting Literatuurwtenschap.

Van Rees, K. & Dorleijn, G.J. 2006. Het Nederlandse literaire veld 1800-2000. In Dorleijn, G.J & Van Rees, K. (reds.). *De productie van literatuur. Het literaire veld in Nederland 1800-2000.* Nijmegen: Uitgeverij Vantilt, pp. 15-37.

White, Hayden. 1973. *Metahistory: The Historical Imagination in Nineteenth-Century Europe*. Baltimore: Johns Hopkins University Press.

*Hoofstuk 9*

# Oorskryding van kultuurgrense: S.J. du Toit, die koningin van Skeba en Egipte[1]

deur Hein Viljoen

> ELIHOREF, GEHYMSKRYWER FAN KONING SALOMO, EN PRINS GEMAAL FAN DI KONINGIN FAN SKEBA, AN DI LESER – FREDE!
>
> EK ELIHOREF MAAK HIIRBY BEKEND, DAT EK BESKRYWE HET DI KRONIKE [jaarboeke] VAN HIIR-DI GROTE EN RYKE KONINKRYK FAN SKEBA, FAN AF DI FERRE OORSPRONG FAN DI MENSELIKE GESLAG OP DI FRUGBARE HOOGLAND FAN AFRIKA, FANWAAR DI 4 RIFIRE HULLE OORSPRONG NEEM EN LOOP NA DI 4 WINDSTREKE, TOT AN DI NOODLOTTIGE ONDERGANG FAN DI GOUE STAD, WATTER KRONIKE FYLIG BEWAAR IS, SAME MET DI MUMMIIS [gebalsemde lyke] FAN DI KONINGINNE FAN DI RYK, IN DI FERSEGELDE FERBORGE KAMERS ONDERDI BERG AFOER IN DI FERRE NOORD-WESTE, WAAR OEK GROTE SKATTE BEGRAWE IS IN DI SUIDOOSTE HOEK FAN DI DERDE GROT.
>
> (Du Toit 1998: 13)

So begin die perkamentrol wat meneer Du Toit en sy mede-reisigers ontdek onder die koniese toring van die ruïnes van Groot Zimbabwe. Dit lei hulle na ander rolle wat die merkwaardige verhaal van die koningin van Skeba onthul, soos vertel in ds. S.J. du Toit (1847–1911) se roman *Di koningin van Skeba, of Salomo se ou goudmyne in Sambesia* (Du Toit 1898, 1975, 1998). Dit word beskou as die eerste historiese

1 ʼn Engelse weergawe van hierdie hoofstuk is gelewer by die 21ste Wêreldkongres van die International Comparative Literature Association, Wene, 21-27 Julie 2016.

roman in Afrikaans en as een van die hoogtepunte van Du Toit se strewe om Afrikaans van ’n taal met lae status (’n patois) te verhef tot ’n kultuurtaal. Die roman bring ’n aantal geografiese (maar ook kultuur-) grense ter sprake, en oorskry hulle ook. Die groot afstand tussen suidelike Afrika en Egipte is dalk die merkwaardigste hiervan.

## Doel van hierdie hoofstuk

In hierdie hoofstuk ontleed ek die oorsteek van grense in die roman, in die lig van die intertekste wat Du Toit gebruik het, ten einde vas te stel binne watter netwerke van sosiale energieë (Greenblatt 1988) die roman gelees behoort te word. Ek wonder byvoorbeeld waarom Du Toit sy verhaal so uitdruklik met Egipte verbind. My benadering is om die teks postkoloniaal te lees, in aansluiting by idees van die Nuwe Historisme.

“Sosiale energie”, meen Greenblatt (1988: 6), kan net indirek vasgestel word, maar dit manifesteer in die vermoë van sekere verbale, ouditiewe en visuele spore “to produce, shape, and organize collective physical and mental experiences”. Dit het te doen met herhaalbare vorms van pyn en genot en derhalwe met die vermoë “to arouse disquiet, pain, fear, the beating of the heart, pity, laughter, tension, relief, wonder” (ibid.). Sekere werke, meen hy, en veral die werke van Shakespeare, het die vermoë om sulke energieë te konsentreer en langdurig te laat resoneer. Hierdie langdurige effek kan egter nie toegeskryf word aan ’n enkele oorspronklike enkodering van energieë nie, maar is die resultaat van ’n komplekse stel onderhandelings – “a subtle, elusive set of exchanges, a network of trades and trade-offs, a jostling of competing representations, a negotiation between joint-stock companies,” soos Greenblatt (1988: 7) dit stel.

Die Nuwe Historisme (waarvan Greenblatt een van die bedenkers was) sluit aan by die denke van Michel Foucault, Roland Barthes, Louis Althusser en Edward Said. Die sentrale idee wat hulle almal verbind, is die besef dat mag in die samelewing ’n veelfasettige verskynsel is, en dat die literatuur deels deur daardie magstryd bepaal word, maar ook deel van hierdie magstryd uitmaak. Dit sluit dus veral aan by Foucault (1985: 52) se idees oor kennis en mag en die dinamika van genot, begeerte en handeling.

“The historicity of texts and the textuality of history” (Wilson & Dutton 1992: xi) is ’n sentrale oortuiging van die Nuwe Historiste. Met ander woorde: Literêre tekste is as ’t ware in die geskiedenis ingebed; en die geskiedenis is nie ’n versameling feite nie, maar eerder ’n interpretasie van feite, nes ’n (literêre) verhaal.

Die verbinding van (en die wedersydse onderhandeling tussen) geskiedenis en literatuur staan in die sentrum van die Nuwe Historiste se analises. Die hele kulturele sisteem van die samelewing waaruit die literatuur ontstaan het, word betrek: al die sosiale instellings en gebruike en hoe voorwerpe, idees, metafore deur die verskillende kultureel afgebakende sones sirkuleer. In die taal van Clifford Geertz (1973) is hierdie manier van lees ’n vorm van “thick description”, waarby ’n uiting in sy konteks en binne die subjektiewe reaksies (en belange) van die betrokkenes verstaan word.

## Oorsteek van grense – en sosiale energieë

’n Belangrike grens wat Du Toit moes oorsteek (“negotiate”, in nieuhistoristiese taal), is die grens tussen waarheid en fiksie. Hy moes ruimte skep vir sy historiese roman en andersyds sy lesers oortuig van die geldigheid en geloofwaardigheid van sy verdigsel. Dat nie al sy lesers oortuig was nie, blyk uit die ontvangs van die roman en die polemiek oor die waarheid daarvan (uiteengesit deur Van Zyl in haar inleiding tot die 1998-uitgawe van die werk; Du Toit 1998: 16–17).

Die belangrikste strategie wat Du Toit hiervoor gebruik, is om ’n realistiese reisverhaal as raam vir sy mitiese verhaal te skep. Die eerste deel van die roman fokus op hierdie raam: die relaas van mnr. Du Toit en sy geselskap se wedervaringe by die ruïnes van Zimbabwe. By Zimbabwe bied hulle een aand skuiling aan ’n toordokter, Umsalomi, wat in onguns geraak het by sy kaptein. Onder druk vertel Umsalomi vir hulle dat witmense, onder leiding van ’n wit koningin, lank gelede die ruïnes gebou en hulle geheime slegs aan die heersende kaptein en sy tradisionele geneesheer toevertrou het, wat die geheime weer oorgedra het aan hulle opvolgers. Umsalomi lei die reisigers deur ’n ondergrondse tonnel tot binne-in die koniese toring waar hulle ’n verseëlde kamer ontdek. Binne-in hierdie kamer is daar ’n klipkis met ’n paar goue voorwerpe daarin en ook ’n goue koker wat Elihoref se perkamentrol bevat. Die geselskap raak vasgekeer in die geheime tonnel, maar slaag daarin om ’n ander uitgang te vind. Du Toit, met sy kennis van Hebreeus, vertaal dan die rol, wat onthul dat die koningin van Skeba in die Berg Afur begrawe lê. Hierdie rol vorm dan die begin van die vertelling binne die raam: die verhaal van die koningin van Skeba en van die ondergang van haar ryk.

Om die weg na Afur te vind, moet hulle die swart orakel Malemo raadpleeg.[2] In daardie berg, wat merkwaardige ooreenkomste met die groot piramiede van

2 Hierdie episode word vertel in die hoofstukke (III, V, VI, VII, VIII en IX) wat P.J. Nienaber weggelaat het in die “verkorte” 1975-uitgawe.

Cheops toon, ontdek hulle, agter ’n verseëlde klipdeur, ’n reeks kamers wat ’n reeks sarkofae (doodskiste van klip) bevat. Die mure van die kamers is versier met skilderye. In die tiende kamer, onder die mummie wat hulle meen die koningin van Skeba is, ontdek hulle nog drie rolle in goue kokers. Die geselskap besluit om die grafkamers verder te ondersoek en die muurskilderye af te teken terwyl Du Toit die rolle, wat ernstig beskadig en plek-plek onleesbaar is, vertaal. Die storie wat ontvou, is dus vol gapings en ellipse – byna soos ’n postmoderne teks.

Die tweede deel van die boek vertel wat die geselskap verder gedoen het in en rondom die berg, maar dit vorm oorwegend die raam vir Du Toit se vertalings van die rolle wat hy elke aand vir sy reisgenote voorlees namate hy daarmee vorder. Die rolle begin met die verhaal van die skepping van die aarde en fokus daarna op die oprigting van die ryk van Skeba en op die koningin daarvan. Die verteller skets haar geboorte as lid van die Egiptiese koningshuis, haar verhuising na Zimbabwe, haar besoek aan koning Salomo, haar terugkeer na Zimbabwe en ook die tragiese ondergang van die koninkryk as gevolg van interne wedywering en verdeeldheid. Die rolle en die realistiese raam speel teen mekaar in, aangesien die reisigers met hulle eie probleme te kampe het. Hulle osse raak siek van die tsetsevlieg. ’n Harde reënbui veroorsaak ’n rotsstorting wat die grafkamers weer laat toeval. Umsalomi help die San (Boesmans) op ’n verraderlike wyse om die geselskap se osse te steel en te slag. Uiteindelik sterf hulle byna as ’n ou San-vrou hulle help om ’n tweede klipdeur oop te maak, maar dan haar lewe opoffer om drie van die reisigers binnein die berg vas te keer. Du Toit en Klaas, die touleier, kry die drie egter gered. Op die ou end word die ou vrou se voorspelling bewaarheid dat twee olifantjagters vir hulle osse sal leen om terug te keer na die beskawing.

Die karakters in die roman word taamlik skematies geteken. Die wyse en belese Du Toit kontrasteer skerp met die impulsiewe gids, Hennie, wat net in die ontdekking van goud belangstel. Oom Gideon en neef Hendrik dien meestal as klankborde vir Du Toit se kennis en ondersteun sy sienings dikwels uit die Bybel. Hulle kan beskou word as verteenwoordigend van die opvattings van Du Toit se lesers – ’n strategie wat die geloofwaardigheid van sy verhaal moet versterk. Die intrige, wat lewendig en boeiend is, en die spanning tussen hede en verlede en die gereelde verskuiwings in die ruimte, kompenseer vir die vlakheid van die karakters (Koch 2015: 320).

Die realistiese voorgrond van die geselskap se wedervaringe in en rondom die berg kontrasteer met die eksotiese mitiese verhaal wat uit die vertaling van die rolle ontvou. Die koningin van Skeba is ’n Egiptiese prinses, wat by geboorte omgeruil geraak het met haar halfsuster, Hanes, wat later met koning Salomo trou. Sy word na die verre Skeba weggestuur as koningin, maar besoek vir koning Salomo (soos

in die Bybel vertel word) en raak verlief op hom. Haar suster, wat verlief is op Elihoref, willig in om weer ’n keer met haar plekke te ruil. Hanes keer terug na Skeba as koningin met Elihoref aan haar sy, wat lei tot jaloesie en verdeeldheid, en uiteindelik tot die ondergang van die koninkryk van Skeba.

## Die verhaal van die koningin van Skeba as besonder transendente mite

Die mite van die koningin van Skeba, een wat skrywers deur die eeue gefassineer het (kyk Hetzel 2012), is ’n mite wat al die genoemde grense kan transendeer. Die binneverhaal behels ’n herskrywing van die hardnekkige oorlewering dat Groot Zimbabwe die Bybelse stad Ofir is waaruit koning Salomo sy goud ingevoer het – ’n stad gebou deur ’n wit volk onder ’n wit koningin, die koningin van Skeba.

### Oorskryding van geografiese en kultuurgrense

Die roman is ’n vervolg op Du Toit se eie relaas van sy reis na die hedendaagse Botswana, Zimbabwe en Mosambiek in 1894 (Du Toit 1895), soos hy in die inleiding tot die roman uitspel. Die geografiese grense tussen hierdie gebiede, net soos die groot afstande tussen Egipte, Palestina en Zimbabwe, is net implisiet in die roman aanwesig. Een fisiese grens speel egter ’n belangrike strukturele rol in die roman, en dit is die grens tussen die binnekant en die buitekant van die geheime kamers. Hierdie grens word baie sterk gemerk met fisiese hindernisse soos klipdeure of rotsstortings, wat by twee geleenthede lede van die geselskap ondergronds vaskeer. Dit is betekenisvol dat hulle Boesmans huur om die tonnels te help oopmaak. Hierdie hindernisse vergestalt die geheime van die roman en die afstand tussen hede en verlede, feit en fiksie, werklikheid en mite. Ook die raamstruktuur van die verhaal stel hierdie grense sterk voorop.

### Du Toit en die mite: Die sirkulasie van intertekste in die roman

Du Toit self haal getuienis ter stawing van die mite van die wit koningin uit ’n aantal intertekste aan. Sy vernaamste interteks is sy eie reisverslag, *Sambesia, of, Salomo’s goudmijnen bezocht in 1894* (voortaan: *Sambesia*), wat eindig met ’n belofte om ’n

historiese roman te skryf wat nie geskiedenis of suiwer versinsel sal wees nie, maar wat die koningin van Skeba en haar wêreld weer sal laat herleef (Du Toit 1895: 216–217).

Die feit dat Du Toit vir Umsalomi – die toordokter of tradisionele geneesheer wat oor geheime kennis beskik – gebruik om die verhaal van die wit koningin in die eerste hoofstuk te onthul, is ’n slim retoriese skuif. Daarmee roep hy die idee van ’n magiese donker Afrika op en beklemtoon die afstand tussen witman en swartman. Bowenal laat hy daardeur die stom klippe van Zimbabwe spreek. Die geselskap ontdek immers die heilige graal van argeoloë, naamlik dokumentêre getuienis (sy dit dan fiktief) van die skakel tussen Zimbabwe en die koningin van Skeba. Hierdie skakel word versterk deur die ontdekking van verdere oënskynlik outentieke dokumente wat ’n boeiende verhaal van hoofse liefde en liefdesintriges aan ’n antieke hof ontsluier. Sonder die advies van die Molemo, die swart orakel van die Matoppo-berge, was hierdie ontdekkings egter nie moontlik nie – ’n episode wat weer eens die geheimsinnigheid van Afrika en sy mense beklemtoon.

Vir Du Toit se lesers van destyds sou hierdie verhaal des te oortuigender gewees het, omdat dit stewig gegrondves is op die sterk religieuse energieë wat geput is uit ’n letterlike lesing van die Bybel. Du Toit maak dikwels ’n appèl op sy en sy lesers se gedeelde kennis van die verhaal van die koningin van Skeba in die Bybel (2 Konings 10; 2 Kronieke 9), maar versterk dit met verwysings na gesaghebbende bronne – soos na Rawlinson se boek, *Ancient Egypt* (kyk Rawlinson 2005: 43 en elders) – en met argeologiese getuienis, veral gebaseer op Bent se boek *The Ruined Cities of Mashonaland* (1895, eerste druk, 1892), soos blyk uit Du Toit (1895: 168–169). Terwyl hy die boekrolle vertaal en met die ander lede van die geselskap bespreek, bied Du Toit ook die Bybelse en historiese redes aan waarom Groot Zimbabwe gelykgestel word met Ofir, Salomo se legendariese stad van goud. Hierdie getuienis word in detail uiteengesit in die laaste hoofstuk van *Sambesia*. Du Toit is voortdurend besig om die idee te bevestig en te versterk dat plaaslike Afrikamense nie die ongelooflike klipstrukture van Zimbabwe kon opgerig het nie, en dat ’n meer ontwikkelde (wit) volk, soos die Egiptenare of die Fenisiërs, dit moes gedoen het.

Die idee dat ’n wit koningin oor Zimbabwe geregeer het, demonstreer die sterk resonansie van die mite van die koningin van Skeba (Hetzel 2012). Soos Du Toit (in *Sambesia*) en later Garlake (1973: hoofstuk 2) die storie vertel, is die skakel tussen Zimbabwe en die koningin van Skeba die eerste keer gemaak in Portugese verslae oor die hinterland van hulle fort en handelstasie te Sofala, naby die hedendaagse Beira aan die ooskus van Mosambiek. Sofala was van antieke tye af bekend as uitvoerhawe vir goud. Die menings van Portugese kroniekskrywers soos

João de Barros (*Da Asia*, 1552) en João dos Santo (*Ethiopia Oriental*, 1609)[3] berus op mondelinge oorlewering van Swahili- en Moorse bronne. Hulle spekulasies staan op ’n taamlik wankele fondament, maar was nogtans

> potent with romance: ruined cities, full of gold, lost in unexplored country deep in the African interior, perhaps a source of the wealth of the richest rulers in the Bible, and thus even the fabulous Ophir of Solomon and his Phoenician partner, Hiram, king of Tyre (Garlake 1973: 55).

Ofir en die koningin van Skeba is met ander woorde manifestasies van Europese fantasieë. Hierdie energie het reeds eeue lank gemanifesteer in Europese geograwe en ontdekkingsreisigers se fassinasie met Ofir en hulle pogings om dit te lokaliseer. Oor die ligging van Ofir is eindeloos gespekuleer (Alborn 2015: 494; Garlake 1973: 62). Vir die Britte van die Victoriaanse era was Ofir veral fassinerend omdat dit hulle obsessie met die Bybel gekombineer het met hulle selfbeeld as ’n leidende seevarende handelsmoondheid – die 19^de^-eeuse teenhanger van die handelsnasie van die Fenisiërs in die Bybel.

> The Victorians’ quest for Ophir hence reveals strong links between their ambivalent celebration of globalization, whether via trade or conquest, and their obsession with the Bible – links which scholars have rarely addressed directly. (Alborn 2015: 291)

In Victoriaanse tye het die Britte vir Ofir dwarsoor die wêreld probeer lokaliseer: in die Amerikas, in Peru, in Mosambiek, veral in Indië en, na 1868, in Suider-Afrika, want in daardie jaar het die Duitse ontdekkingsreisiger Karl Mauch die ruïnes van Groot Zimbabwe “ontdek”. Onder die invloed van die oortuigings van ds. A. Merensky dat Ofir in Mashonaland gevind sal word (Garlake 1973: 62-63), het Mauch die ruïnes dadelik toegeskryf aan ’n meer ontwikkelde ras uit die verlede. Gou-gou is gespekuleer dat hy inderdaad die Bybelse Ofir ontdek het (Alborn 2015: afdeling IV). Soos Garlake (1973: 64) opmerk, het Mauch geloofwaardigheid gegee aan Islam-verhale wat die Portugese meer as drie eeue vantevore bereik het, want in die Islam-folklore is Salomo en die koningin van Skeba van die bekendste figure uit die antieke tyd (Garlake 1973: 55).

3 Garlake (1973: 51–55) haal die dele van dié kroniekskrywers se werke, waarin Groot Zimbabwe skynbaar beskryf word, aan uit Theal (1898–1903: VI, 267–268 en 390–391; VII, 275–280).

## Die "imperial romance"

Die idee dat Zimbabwe die stad Ofir is, is gepopulariseer in Rider Haggard se romans *King Solomon's mines* (1885), *Allan Quatermain* (1887) en *She* (1886; kyk Haggard 1979), en was 'n standaardelement van die sogenaamde "imperial romance" van die 19de eeu (Alborn 2015: 500). Cecil John Rhodes, die kapitalistiese entrepreneur uit die Kaapkolonie, het die verband met Ofir aktief aangemoedig in sy pogings om die nuwe deel van Afrika wat sy British South Africa Company ná 1884 beset het, te bemark. J.T. Bent is trouens deur Rhodes gehuur om te bewys dat Groot Zimbabwe inderdaad die legendariese stad van koning Salomo se myne was. Hoewel Bent ook oortuig was dat die ruïnes deur witmense (dit wil sê Egiptenare of Fenisiërs) gebou is, kon hy nie genoeg getuienis vind om te bewys dat dit inderdaad die legendariese Ofir is nie (Chrisman 2000; Meyer 1996).

Ironies genoeg is Du Toit se *Sambesia* gepubliseer kort voor Jameson se mislukte poging, oor die Nuwejaarsnaweek van 1895–1896, om Paul Kruger se regering in die Transvaal omver te werp. Die inval het Cecil John Rhodes se naakte imperiale ambisie ontbloot en die verhouding tussen Rhodes en die Afrikanerbond, die politieke party van boere en grondeienaars in die Kaapkolonie wat tot op daardie stadium Rhodes se onderneming in Rhodesië gesteun het, permanent versuur (Tamarkin 1996).

In *Di koningin van Skeba*, wat in 1896–1898 as 'n vervolgverhaal in *Ons Klijntji* en in 1898 as 'n boek verskyn het, word Rhodes selde genoem, in teenstelling met die talle lowende uitsprake oor Rhodes in *Sambesia*.

Ondanks die Jameson-inval het S.J. du Toit skynbaar lojaal gebly aan die idee van 'n verenigde Suid-Afrika. Dit het hom vervreem van Afrikanernasionalisme, wat die dryfkrag agter die taalbeweging en die Afrikanerbond was. As gevolg daarvan is Du Toit se bydrae in 'n mate uitgeskryf uit die amptelike geskiedenis van die Afrikaanse bewegings. Sy naam kom byvoorbeeld nie voor op die Afrikaanse Taalmonument wat in 1975 op Paarlberg onthul is nie.

## Die skakel met Egipte versterk

Soos uit die laaste vyf hoofstukke van *Sambesia* blyk, het Du Toit vir Bent nagevolg in sy oortuiging dat Zimbabwe deur 'n wit ras gebou is. Du Toit het selfs 'n etimologiese argument aangegryp om die Bybelse en historiese getuienis wat Zimbabwe gelykstel aan die legendariese Ofir, te versterk: Ofir is daarvolgens 'n foutiewe spelling van "Sofala" in die Septuagint, waar die *-l-* met 'n *-r-* vervang is.

Du Toit lei af dat die meeste skrywers van mening is dat Groot Zimbabwe die stad Ofir is. Hy gee toe dat Bent hom nie duidelik daaroor uitlaat nie, maar wys daarop dat hy erken het dat die ruïnes baie oud is en dat die mense wat daar gewoon het, nou verwant was aan die Fenisiërs en Egiptenare – al het Bent ook spore van latere besetting deur Arabiese en Portugese handelaars gevind (Du Toit 1895: 143).

Deur ’n sterk skakel met Egipte te bewerkstellig, gaan Du Toit in teen die destydse konsensus dat Zimbabwe deur die Fenisiërs gebou is (Alborn 2015: 505). Een manier waarop Du Toit hierdie skakel versterk, is deur die koningin van Skeba te verbind met koningin Hatsjepsoet van die agtiende Egiptiese Dinastie wat van ongeveer 1479 tot 1458 v.C. goed en kragdadig oor Egipte geregeer het. Du Toit (1998: 45) se siening berus op sy kennis van die ekspedisie wat Hatsjepsoet, volgens Rawlinson, na die land Punt gestuur het. Du Toit stel Punt en Skeba gelyk. Dit vorm deel van Du Toit se argument in *Sambesia* dat Egipte en Zimbabwe sedert antieke tye handelsbande gehad het. Dit vorm ook die skakel tussen die San en Skeba, want die groot rol wat die San in Du Toit se roman speel, berus op die tekening van die koningin van Punt wat Du Toit (1998: 45) weergee.[4] Rawlinson (2015: 184) beskryf haar as “a dwarf, hunchbacked, with a drawn face and short, deformed legs” en spekuleer dat sy dalk uit een van die “dwarfish tribes” van Afrika, “Dokos, Bosjesmen, and others”, afkomstig was. In die tekening kom sy erg oorgewig voor, met prominente boude. Du Toit se reisgenote eien haar dadelik as ’n San-vrou. Du Toit koppel Skeba en sy koningin dus aan historiese getuienis oor Egiptiese see-ekspedisies, maar kroon die San ook tot afstammelinge van die koningin van Punt.

Die identifikasie van Zimbabwe met Skeba het ’n vernietigende uitwerking op die ruïnes gehad (Garlake 1973: 71–72): Richard Nicklin Hall, wat deur Rhodes aangestel is as beskermer en bewaarder van die ruïnes, het dit glad nie beskerm nie, maar begin om 1 tot 2 meter van die afsettings in die Groot Skermmuur te verwyder omdat hy dit as “the filth and decadence of Kaffir occupation” beskou het. Daardeur het hy die argeologiese rekord ernstig beskadig. Latere argeologiese ondersoek van die argitektuur, samestelling en die erdewerkrekord van die ruïnes het aangetoon dat hulle van uniek inheemse Afrika-oorsprong is en dat hulle dateer uit die 8ste tot die 15de eeu n.C. (en nie uit Bybelse tye nie – Garlake 1973: 108–110; Huffman & Vogel 1991).

4 Du Toit neem die tekening oor van Rawlinson, en dit berus op ’n klipreliëf. ’n Foto van die reliëf van Ati, die koningin van Punt, soos dit voorkom in Djeser-Djeseru (in die tempel van Hatsjepsoet in die Deir el Bahri-tempelkompleks te Luxor), is te besigtig by http://files.abovetopsecret.com/images/member/5ba7a5acea96.jpg.

## Verdere manifestasies van sosiale energieë in Du Toit se boek

’n Aantal ander sosiale energieë manifesteer ook in Du Toit se boek. Die skryf van ’n boeiende historiese roman was ’n uitvloeisel van die Genootskap van Regte Afrikaners se strewe om Afrikaans te verhef tot ’n kultuurtaal. Die onderliggende motief daarvoor was die nasionalistiese strewe van die Afrikaners, soos uitgedruk in die GRA se leuse, om te staan vir ons taal, ons nasie en ons land. Hierdie nasionalisme is versterk deur die Eerste Vryheidsoorlog (1880–1881). Die GRA, en later die Afrikanerbond, het die koerant en die drukpers baie effektief gebruik om hulle saak te bevorder. Vir ’n kort tydjie in die 1880’s het *Die Afrikaanse Patriot* die hoogste sirkulasie van alle Nederlandse of Afrikaanse koerante in die Kaapkolonie gehad, ondanks hulle idiosinkratiese spelling en hulle opposisie teen die algemene lojaliteit van die Kaapse Afrikaner aan die Britse Kroon. Tot 1890 het die GRA 93 650 eksemplare van Nederlandse boeke en 88 000 eksemplare van Afrikaanse boeke gedruk (Giliomee 2012: 225–226).

Soos Ponelis in sy inleiding tot die boek argumenteer (Du Toit 1998: 27–28), was *Die koningin van Skeba* ’n kulminasiepunt in die GRA se strewe en ’n bewys van Afrikaans se waarde as kultuurtaal, geskik vir ingewikkelde redenering en relase oor ver en vreemde gebiede, selfs oor religieuse sake – in weerwil van die verbod op die gebruik van Afrikaans as kerktaal. Hiermee bewys Du Toit dus dat Afrikaans ’n gedugte mededinger vir Nederlands en Engels om kulturele kapitaal was.

### Die religieuse dryfveer

Die religieuse energie manifesteer ook wyer. Die oorspronklike aanleiding tot die oprigting van die GRA was die religieuse motief om die Bybel toeganklik te maak vir die (gekleurde) afstammelinge van die slawe en vir die Khoi – trouens, vir die grootste deel van die bevolking – wat Nederlands nie (meer) goed kon verstaan nie. Die GRA se strewe om die Bybel in Afrikaans te vertaal, het ’n lang nawerking gehad. Die GRA het dus dieselfde strategie gevolg as die verskillende Christelike sendinggenootskappe (en ook die Moslemgemeenskap), naamlik om die Bybel (of belangrike geestelike geskrifte) in die volkstaal te vertaal en om die drukpers aggressief te gebruik om hulle boodskap uit te dra. Die werk van die GRA word dikwels beskou as die begin van die Afrikaanse letterkunde. In ’n taamlike sterk sin van die woord het die meeste van Suid-Afrika se inheemse literêre tradisies

gespruit uit die werk van sendelinge in die tweede helfte van die 19de eeu – soos ook die meeste van Suid-Afrika se etnisiteite, soos Schmidt (1996: hoofstuk 2) redeneer.

## Ekonomiese dryfvere: Rhodes en die Afrikanerbond

Ook sterk ekonomiese energieë vorm deel van die konteks van die ontstaan van *Die koningin van Skeba*. Die ontdekking van diamante in die 1860's en die ryk goudvelde van Transvaal in die 1880's het die landelike ekonomie van Suid-Afrika dramaties verander na 'n ekonomie van mynbou, minerale en industrialisering. Die sogenaamde mineraalrevolusie kan beskou word as 'n gevolg van die veranderende verhouding tussen die Europese nasies en die wêreld sedert die 1850's.

Du Toit se roman het min of meer in die middel van die Imperiale Era verskyn, soos Hobsbawm (1995) dit beskryf – 'n tydperk, strekkend van 1875 tot 1914, gekenmerk deur aggressiewe koloniale uitbreiding deur die Europese lande. Britse imperialisme het in daardie tyd ook aggressiewer geword en meer gebiede is direk verower of geannekseer (Alborn 2015: 292). As deel van daardie tendens is die hele Suider-Afrika onder direkte Britse regering geplaas. In 'n reeks oorloë ná 1850 het die Britte hulle oorheersing – of sogenaamde protektoraat – oor al die swart stamme in Suider-Afrika uitgebrei en blanke dominansie gevestig (Grobler 2012). Vir die hele Suid-Afrika het dit 'n dramatiese ekonomiese, sosiale, kulturele en politieke oorgang beteken (Tamarkin 1996: 180–181).

Tydgenote sou waarskynlik die parallelle tussen die koninkryk van Skeba en haar seevarende Egiptiese en Fenisiese voorouers en die seevarende Britse nasie raakgesien het. In Du Toit se roman word meestal geswyg oor die imperiale projek, maar dit bevat tog 'n paar resonante tekens van imperiale verowering.

Op die eerste bladsy van die roman sit die verteller "in mymering verdiep" by die graf van majoor Wilson en sy manskappe – en skryf selfs 'n gedig daaroor. Wilson en sy manskappe het gesneuwel aan die einde van die oorlog (oftewel: die *Chimurenga*) van die Matabeles onder Lobengula teen Rhodes se *Chartered Company* in die laat 1890's. Wilson en sy troepe het Lobengula gevange probeer neem ten einde die Matabeles se verset te beëindig, maar is oorweldig deur 'n oormag en doodgemaak (Du Toit 1895: hoofstuk 15). Die oorlog het egter die weerstand van die Matabeles gebreek en die oorheersing van die *Company* oor die hedendaagse Zimbabwe, Zambië en Malawi gekonsolideer. Daardeur is 'n uitgestrekte nuwe gebied geopen vir myners, boere en sendelinge, wat gehoop het dat dit ook 'n ryk Monomotapa, net so ryk soos Suid-Afrika se goud- en diamantvelde, sou wees. Dit

was ’n droom waarvoor Rhodes aanvanklik die heelhartige steun van Du Toit en die Afrikanerbond geniet het (Tamarkin 1996: 213).

Deur sy vertelling te begin met mymeringe by die graf van majoor Wilson en sy manskappe, plaas Du Toit sy roman dus implisiet binne ’n imperiale raamwerk. Sy verwysing na die sendingstasie by Morgenster naby Groot Zimbabwe pas insgelyks in so ’n raamwerk. In sy gesprek met Umsalomi dreig Du Toit (1998: 3) hom implisiet met die destyds tegnologies gevorderde “Meksim-kanon”, wat die hele dag lank sonder ophou kon skiet en wat by die Slag van Shangani ’n vernietigende uitwerking op Lobengula se krygers gehad het. Daardeur onderstreep Du Toit die witman se tegnologiese oorwig. Die meksim was destyds byna ’n simbool van Britse imperiale verowering (Wikipedia 2017).

Du Toit se roman kan dus gelees word as ’n legitimering van wit kolonisering en dominansie. Dat ’n wit koningin oor die land geheers en sy goud ontgin het, skep ’n presedent vir wit mense om later dieselfde te doen. Die gebruik van die mite van die wit koningin van Skeba het met ander woorde ’n sterk ideologiese effek gehad (Meyer 1996).

Die meksim is voorts ’n indeksikale teken van moderne tegnologie en het nes ander tegnologieë, soos die drukpers, die telegraaf en die trein, die imperiale uitbreiding moontlik gemaak – die moderne tegnologieë waarvan Du Toit & andere dankbaar gebruik gemaak het om hulle saak te bevorder. In hoofstuk 2 van *Sambesia* (Du Toit 1895: 4-6) weeg Du Toit die ossewa en die trein teen mekaar op. Hy skryf ’n lofdig op die ossewa – maar belangriker is wat die hoofstuk oor Du Toit se houding jeens imperialisme en die Engelse verklap. Hy erken naamlik die Afrikaners se strewe na vryheid, maar aanvaar die Britse gesag as legitiem en deur God gegee. Hy verlustig hom in die spoed waarmee Sambesia “oopgemaak” word en die geld wat Rhodes en andere (die Britte) daarvoor beskikbaar stel. Hy steun dus die imperiale projek sterk – maar nie as Britse oorheersing nie; eerder as oopmaak van ’n nuwe land, van nuwe markte vir die boer se produkte, en die vestiging van myne. Hy lê klem op die uitbreiding van die beskawing, maar druk dit veral in ekonomiese taal uit, met klem op investering, produkte, markte. In die proses, meen hy, word die dwingelandy van die destydse inwoners verbreek, die streke beveilig en die grond oopgemaak vir die boer. Landbou is skynbaar vir hom ’n primêre beskawingsinstrument.

## Gevolgtrekking – en die grens wat Du Toit nie kon oorsteek nie

*Die koningin van Skeba* dui enersyds ’n terugkeer na die plaaslike aan. Dit is in Afrikaans geskryf; in ’n tydskrif, en later as boek, onder die vaandel van die GRA gepubliseer. Dit vier die gebruik van Afrikaans as kultuurtaal. Daarnaas is dit sowel ’n reaksie op as ’n pleidooi vir die kolonisering van Zimbabwe en die eksploitasie van sy natuurlike hulpbronne. Die roman vorm met ander woorde deel van ’n inwaartse sowel as ’n uitwaartse beweging binne die raamwerk van die globaliserende Britse (en Europese) imperialisme. Hierdie bewegings is bemiddel deur Britse instellings, maar ook deur ’n sub-imperiale beweging wat die belange van die Kaapse Afrikanerbond wou uitbrei – soos onder andere blyk uit Du Toit se vooropstelling van die boer en sy belange in *Sambesia*. Al hierdie prosesse kon plaasvind danksy moderniserende tegnologieë soos die stoomtrein, die telegraaf, die koerant en, les bes, die meksim.

Die een grens wat Du Toit nie kon oorsteek nie, was die kleurskeidslyn: die persepsie van groot verskille tussen beskaafde wit mense en swart mense, wat beskou is as kinders van die natuur wat deur hulle wit meerderes gelei moes word (Van Zyl 1997). Negatiewe houdings teenoor die swartes en die San word in die roman meestal uitgespreek deur Hennie, die impulsiewe gids en drywer. Die swartes en die San word beskou as oningelig en onbetroubaar. Nogtans beskou die wittes dit as hulle reg om die kultuurtaboes van die ander te ignoreer en die se grafterreine te begin oopgrawe. Die San bied weerstand daarteen, maar moet swig voor die gewere van die wittes. Dat die ou San-vrou selfdood pleeg eerder as om die wittes te help om die verdere geheime van die koningin van Skeba te ontdek, kan beskou word as ’n laaste desperate versetsdaad teen die opmars van die wittes.

*Noordwes-Universiteit*

❖

ERKENNING: Hierdie navorsing is onderneem met steun van die Nasionale Navorsingstigting. Die menings hierin uitgespreek, is die outeur s’n en moet nie aan die NNS toegeskryf word nie

# Bronnelys


Alborn, T. 2015. King Solomon's Gold: Ophir in an Age of Empire. *Journal of Victorian Culture*, 20(4):491-508. doi:10.1080/13555502.2015.1090672. https://doi.org/10.1080/13555502.2015.1090672

Bent, J. T. 1895 (1ste druk 1892). *The Ruined Cities of Mashonaland; Being a Record of Excavation and Exploration in 1891*. Longmans, Green and Co. http://archive.org/details/ruinedcitiesofma00jthe.

Chrisman, L. 2000. *Rereading the Imperial Romance: British Imperialism and South African Resistance in Haggard, Schreiner, and Plaatje* (Oxford English Monographs). Oxford: Clarendon.

Du Toit, S.J. 1895. *Sambesia, of, Salomo's goudmijnen bezocht in 1894*. Paarl: D.F. du Toit.

Du Toit, S.J. 1975 (9de uitgawe, 3de druk). *Die koningin van Skeba* (red. P.J. Nienaber). Kaapstad: Nasionale Boekhandel.

Du Toit, S.J. 1998. *Di koningin fan Skeba of Salomo syn oue goudfelde in Sambesia* (reds. Dorothea van Zyl en Fritz A. Ponelis). Kaapstad: Africana Uitgewers. Dbnl: https://www.dbnl.org/tekst/toit001koni01_01/colofon.php [1 Julie 2016].

Foucault, M. 1985 (1984). *The Use of Pleasure* (The History of Sexuality vol 2). London: Penguin.

Garlake, P.S. 1973. *Great Zimbabwe* (New Aspects of Antiquity). London: Thames and Hudson.

Geertz, Clifford. 1973. Thick Description: Toward an Interpretative Theory of Culture. In *The Interpretation of Cultures*. New York: Basic Books, pp. 3-30.

Giliomee, H. 2012. Afrikanernasionalisme, 1875-1899. In Pretorius, F. (red). *Geskiedenis van Suid-Afrika: van voortye tot vandag*. Kaapstad: Tafelberg, pp. 219-232

Greenblatt, S. 1988. *Shakespearean Negotiations: The Circulation of Social Energy in Renaissance England* (The New Historicism: Studies in Cultural Poetics 4). Berkeley: University of California Press.

Grobler, J. 2012. Staatsvorming en stryd, 1850-1900. In Pretorius, F. (red.). *Geskiedenis van Suid-Afrika: van voortye tot vandag*. Kaapstad: Tafelberg, pp.152-182.

Haggard, H. Rider. 1979. *King Solomon's Mines*: [and] *She*; [and] *Allan Quatermain*. London: Octopus Books.

Hetzel, A. 2012. *La reine de Saba: des traditions au mythe littéraire* (Perspectives comparatistes 16). Paris: Classiques Garnier.

Hobsbawm, E. J. 1995. *The Age of Empire 1875-1914*. London: Weidenfeld & Nicolson.

Huffman, T.N. & Vogel, J.C. 1991. The Chronology of Great Zimbabwe. *The South African Archaeological Bulletin*, 46(154):61. doi:10.2307/3889086. https://doi.org/10.2307/3889086

Koch, J. 2015. *A History of South African Literature*. Pretoria: JL van Schaik.

Meyer, S. 1996. Fact [or] fiction in Dominee Du Toit's inscription of the White Queen into the origin of African civilisation – notes on an extract from *Di Koningin fan Skeba*. *Alternation: International Journal for the Study of Southern African Literature and Languages*, 3(2):130‒147.

Rawlinson, G. 2005 (10th edition; 1st edition 1886). *The Project Gutenberg EBook of Ancient Egypt* (Story of the Nations). London: Unwin; Project Gutenberg. http://www.gutenberg.org/files/15663/15663-h/15663-h.htm#Page_170.

Schmidt, B. 1996. Creating Order: Culture as Politics in 19th and 20th century South Africa. Ongepubliseerde PhD-proefskrif. Nijmegen: University of Nijmegen.

Tamarkin, M. 1996. *Cecil Rhodes and the Cape Afrikaners; The Imperial Colossus and the Colonial Parish Pump.* Johannesburg: Jonathan Ball.

Theal, George McCall. 1898-1903. *Records of South-Eastern Africa: Collected in Various Libraries and Archive Departments in Europe*. 9 vols. London: Printed for the Government of the Cape Colony by W. Clowes.

Van Zyl, D. 1997. *Die retorika en die Afrikaanse historiese roman*. Annale / Universiteit van Stellenbosch, 1997/2. Stellenbosch: Universiteit van Stellenbosch.

Wikipedia. 2017. Maxim Gun. https://en.wikipedia.org/w/index.php?title=Maxim_gun&oldid=777595175 [3 Mei 2017].

Wilson, R. & Dutton, R. (eds.). 1992. *New Historicism & Renaissance Drama*. New York: Longman.

# tussenspel 8

## die evolusie van skryf

deur Hein Viljoen

eers dalk met ’n stokkie in die sand
of in modder – siedaar: kleitablette
uitgevind – of gekrap van een klip op ’n
ander – ’n lei – en hoe lank
voor iemand ink op gebreide vel sien spat het
kleurstof eerder? en eeue se gesukkel
om papier te produseer   die gekras van ’n
veerpen of die ou skoolpenne – wat jy
in die potjie ink moet druk en ’n blerts op
jou boek mors – rede vir ’n hou op jou
hand dalk   ink aan jou vingers

penmanskap – skryfkuns, dus – vorming
van netjiese letters – wat ek nooit kon aanleer nie
te haastig om woorde op papier te kry
asof hulle nou so wonderlik is – iedergeval
vulpen wat net genoeg ink deurlaat
kapillêr – sit dit in die vloeistof – die
saamkoek van molekules?

Biro wat ’n balletjie voorin in drukink
gaan druk het – of die Sjinese kwassies –
onvoorstelbaar dat met sulke hale
taal vasgevang kan word – prentjies
nie klank nie – ikone soos op vandag
se leie – gestileer  gekodifiseer – ’n kuns
met ’n dun kwassie van perdehaar?
asof merkies op die een of ander medium
nou die wysheid van die aarde sou kon vasvang
wonder van taal visuele gestalte kan gee?

swierige haal – net totdat jou pen droog is
letter vir letter – asof geëts in koperplaat
perfek eenders en simmetries
met die druk van ’n toets
’n perfekte letter vorm
wat ek met die hand nie kan nie
skryfkuns wat ek nie bemeester nie

Hoofstuk 10

# ’n Argument vir verraad en verset: J.C. Steyn se *Dagboek van ’n verraaier*, dramatologies gelees

deur Anthea van Jaarsveld

In hierdie bydrae word die *grenssituasie*, in al sy kompleksiteite, soos dit in die werk van J.C. Steyn vergestalting vind, ondersoek.

In die bespreking van spesifiek *Dagboek van ’n verraaier* (Steyn 1978) sal getoon word hoe sodanige grensoorskryding op talle vlakke gebeur. In die eerste plek word daar gekyk na die ooreenkomste tussen die hoofkarakter, die verteller en konkrete outeur – en hoe dít dit moontlik maak om dié werk as verkapte outobiografie te beskou. Hierdie vorm van grensoorskryding (tussen karakter- en vertellerrolle) is eintlik dan net die begin van ander vorme van grensoorskryding in die roman, naamlik op narratologiese vlak, maar veral ook op genologiese, oftewel literatuursoortlike vlak.

Soos sal blyk, is die effek van hierdie vorme van grensoorskryding ’n vorm van lesersvervreemding, wat ’n pragmatiese uitwerking het: die leser word soms onkant betrap en sodoende direk betrokke gemaak by die dekodering van die teks. In die hieropvolgende bespreking sal dit duidelik word dat ’n dramatologiese lesing van *Dagboek van ’n verraaier* op grond van die grensoorskrydingskonsep moontlik is. Die belangrikste grensoorskryding in die roman sal blyk dié van genologiese aard te wees – die oorskryding van genregrense. Die fokus van my ondersoek is juis op

hierdie soort grensoorskryding gerig en op hoe so ’n aanpak die dekodering van die roman sou kon beïnvloed.

Die oorskryding van ander grenssoorte gedurende die vertelproses, byvoorbeeld dié tussen fiksie en werklikheid, asook van grense ten opsigte van vorm en inhoud, kom eweneens aan die beurt, naamlik as sekondêre grensoorskrydings – fokuspunte wat almal bydra tot die besondere dekodering van die teks wat hier aangepak word.

## ’n Kensketsing van die oeuvre van J.C. Steyn met spesifiek verwysing na “grense” as terugkerende tematiese en strukturele gegewe daarin

In ’n artikel oor die outobiografiese lesing van Deon Opperman se *Boesman my seun* (2004), gaan Van Coller & Van Jaarsveld (2005: 208) van die standpunt uit dat Opperman se teks “as outobiografiese drama geïnterpreteer kan word vanweë die teks-interne én teks-eksterne merkers of aanwysings” daarin. Op grond hiervan, lui die argument verder (Van Coller & Van Jaarsveld 2005: 208), besef ’n sekere gehoor,

> wat oor ’n bepaalde geheue beskik ten aansien van die oeuvre van Opperman, veral wat betref sy gebruik van terugkerende motiewe en temas [...] dat Opperman in sy hele oeuvre worstel met die weergawe en verwerking van ’n kollektiewe geskiedenis en patrone van magsmisbruik [...]. Opperman probeer in die onderhawige drama ’n beeld te gee van ’n individuele bewussyn/persoon teen die agtergrond van ’n omvattender geskiedenis.

Net so is ’n kontekstuele oorsig van, asook ’n beskouing van strukturele verbande in die werk van Steyn nodig om ’n adekwate interpretasie van *Dagboek van ’n verraaier* te bied. Soos dié van Opperman, wentel Steyn se oeuvre om ’n weergawe van ’n kollektiewe Afrikanergeskiedenis. Meermale worstel sy karakters met grensoorskrydingsmomente; en struktureel daag hy die leser deurgaans uit om óók grense te oorskry, naamlik in ’n poging tot sinvolle dekodering van die teksgegewe teen die konteks van ’n bepaalde stuk Afrikanergeskiedenis[1].

1 Steyn se digbundel *Die grammatika van liefh*ê (1975) is tematies gelaai met grensoorskrydingsmomente, spesifiek ten aansien van tale (veral Afrikaans). Volgens Hugo (1988: 1) kom daarin ’n intellektuele spel voor “in die versvorm, en met die tipografiese, spelling-, fonologiese, morfologiese, sintaktiese, semantiese en etimologiese moontlikhede of skynmoontlikhede van die taal”. Eweso funksioneer die eksperimentering met die fiktiewe en die feitelike in *Die verlore vader* (1985), met die saambestaan van hede in verlede in *Hoeke boerseuns ons was* (1991), en met die dun lyn tussen verraad en getrouheid asook verset en revolusie in *Dagboek van ’n verraaier* – vanweë die pragmatiese uitwerking van die intellektuele inslag van dit alles – ook by uitstek grensoorskrydend.

Hierdie tendens in die werk van Steyn word ook in ’n studie deur Scheepers (2016: 715) bevestig: “Die belangrikste temas in sy prosawerk sentreer steeds in ’n groot mate in die taal Afrikaans en die mense wat die taal praat – die hele sosiaal-politieke situasie rondom Afrikaans dus.” Steyn toon volgens Scheepers (2016: 715) in sy prosawerk ’n “eiesoortige verbintenis met die aktuele en politieke werklikheid”, en sy werke word telkens beskou as “tydsdokumente”.

Die kortverhaalbundel *Op pad na die grens* (1976) is eweneens ’n tydsdokument. Brink (1976) wys daarop dat, in elk van die tien verhale in die bundel, dit gaan oor – en om – mense in ’n grenssituasie: die grense tussen swart en wit, Europa en Afrika, oorlog en vrede, lewe en dood, liefde en onbegrip. Scheepers (2016: 716), met verwysing na Brink se resensie, meen

> [d]it is dan ook veral die Afrikaner se gedagtewêreld en politieke probleme van die sewentiger-dekade wat hier aan bod kom: rassekonflik, terrorisme, apartheid, die ontugwet, die menslike mislukking.

Die enkeling of buitestander is ’n karaktersoort wat telkens figureer in Steyn se prosa: as verontregte, mislukte individu; as verraaier; as onsuksesvolle politikus; of as magtelose Afrikanerakademikus wat deurgaans worstel met grensoorskrydingsmomente. Binne die postmodernistiese verhaalsituasie word die dokumente agter baie van Steyn se verhale, volgens Scheepers (2016: 718), sélf die verhaal. Steyn demonstreer hierdeur telkens sy vernuftige spel met vorm en struktuur. Hierdie hantering van die verhaalgegewe wys op sy vermoë om vorm so te manipuleer dat die verhaal die moontlikheid bied om selfs oor genregrense geïnterpreteer te kan word: ’n *historiese tydsdokument* ook as ’n *bewussynstroomroman*; ’n *dagboekroman* ook as ’n *dramatiese monoloog*.

In die dokumenteroman *Die verlore vader* maak Steyn gebruik van persoonlike, intieme sowel as meer objektiewe dokumente: briewe, ’n “familiefeiterelaas”, persoonlike verslae, kladboekinskrywings, koerantberigte en plakboeke. Steyn vermeng dus hier die intiem-persoonlike met ’n universeler uitkyk op wêreldpolitieke sake in sy spesifieke keuse van dokumentasie. Die verhaal toon egter steeds in die geheel ’n deurlopende bewustheid van die Suid-Afrikaanse sosiopolitieke problematiek. Die eksperimentering met vorme word in *Die verlore vader* gevoer deur ’n spel met fiksie en werklikheid. Sodoende word ’n grenssituasie geskep wat die leser moet oorbrug in ’n poging tot sinvolle dekodering van die teks.

Met *Hoeke boerseuns ons was* (1991), ’n outobiografies geaarde vertelling, word Steyn se voorkeur vir die persoonlike dokument weer bevestig. Die outobiografie is die mees intieme variasie van die persoonlike dokument. Dié vertelling deur

Steyn behels ’n verhaal oor die skrywer se jeugjare op ’n plaas in die Vrystaat. Uiteindelik word die vertelling, soos in die meeste van Steyn se werke, ’n teks wat staan in die teken van iets veel groters as die persoonlike, en word die belang wat die grens- en grensdeurbrekingsmotiewe inneem in Steyn se werk, bevestig. In die saambestaan van hede en verlede word tydsverloop as ’t ware opgehef en sodoende gesuggereer dat die mens, al dink hy dat hy in wese nooit verander nie, wel ’n soort "bestaan"-grens kan oorsteek en kan groei na iets toekomends – al is hy gewortel in ’n bepaalde verlede.

Van der Merwe (1992) wys daarop dat alles in hierdie teks in die teken staan van ’n era wat verby is, óók wat betref die heerskappy van die Afrikaner. Die grens tussen die persoonlike en die kollektiewe staan dus voorop. Van den Berg (2016: 720) wys verder daarop dat

> die werk wat Steyn lewer sedert 1991, grootliks die vorm aanneem van taal- en kultuurfilosofiese besinning, of (outo-)biografiese studies. [...] Steyn bly ’n getroue kommentator van taalkwessies binne die Suid-Afrikaanse politiek en fokus telkens weer op kwessies waarmee Afrikaans as minderheidstaal gekonfronteer word. [...] Die onlosmaaklike verband tussen die Afrikaanse taal en die kollektiewe Afrikaneridentiteit en -nasionalisme is ’n belangrike aspek was as motief in Steyn se hele oeuvre dien.

In die titel van Steyn se latere outobiografie, *Sonkyker: Afrikaner in die verkeerde eeu* (2008), is die grenssituasie weer eens sigbaar in toespelings op die spanning tussen individu en die kollektiewe. In die woorde van Steyn (2004: 10) self is sy biografieë "’n lewensverhaal of ’n biografiese kroniek, nie ’n biografie in die enger betekenis van ’n persoonlike interpretasie en dikwels ook ’n psigoanalise van die beskryfde persoon nie". Volgens Van den Berg (2016: 720–721) bring so ’n benadering natuurlik ’n bepaalde literêre aanslag mee, wat tot sekere implikasies vir die lees van die onderskeie tekste lei.

> Met inagneming van N.P. van Wyk Louw se uitgesproke afkeer jeens die fokus op die "mens agter die boek", [...] onderskryf Steyn in sy tekste Mann (1961) se siening van die individu as verteenwoordigend van ’n era.

Hierdie siening dui op Steyn se fokus op konteks by die enkodering van gegewens. Deurdat die psige van die subjek op hierdie manier nie (uitgesproke) deur die biograaf geïnterpreteer word nie, word die onus op die leser geplaas om verbande te lê tussen die optredes en houdings van individue asook die gebeure wat beskryf

word – ’n strategie wat, in terme van ’n postmodernistiese lees van die teks, die leser die medebepaler maak van die betekenis én die boodskap van ’n teks. Die leser word só ’n aktiewe deelnemer aan die semiotiese spel van betekenistoekenning. ’n Interessante gevolg is dat die moontlikheid bestaan dat die narratief in so ’n postmodernisties-semiotiese benadering, ’n ondergeskikte rol kan inneem naas die van die intrige en van die individu (karakter óf leser) se belewing daarvan. Selfs in Steyn se outobiografie staan hy as individu altyd geteken in verhouding tot die Afrikanervolk waarvan hy deel is. Steyn se verhaal word ingebed in die Afrikanergeskiedenis: ’n onlosmaaklike konteks, wat die (uitbeelding van die) individu bepaal.

Ten spyte van sy kritiese beskouing van die geskiedenis, van sosiopolitieke kontekste en die menslike bestaan, toon Steyn in sy skryfwerk ’n sensitiwiteit vir sy herkoms as Afrikaner; daarom kom sy rol as taalpolitikus, kultuurhistorikus asook taal- en kultuurfilosoof gemaklik na vore in die meeste van sy tekste. Hy debuteer in 1975 met ’n digbundel, *Die grammatika van liefhê*. Daarna verskyn vier (reeds vermelde) prosawerke, naamlik (met hervermelding van publikasiedatums) *Op pad na die grens* (1976), *Dagboek van ’n verraaier* (1978), *Die verlore vader* (1985), *Hoeke boerseuns ons was* (1991) en *Sonkyker. Afrikaner in die verkeerde eeu* (2008).

Die taalpolitikus in Steyn is gedurig aan die werk en in 1982 verskyn die omvangryke *Tuiste in eie taal. Die behoud en Bestaan van Afrikaans*, wat handel oor die groei en agteruitgang waarmee tale gekonfronteer word en veral oor die moontlikhede vir die oorlewing van Afrikaans. In 1987 verskyn nog ’n kritiese werk, *Trouwe Afrikaners*, wat handel oor aspekte van Afrikanernasionalisme, asook oor die Suid-Afrikaanse taalpolitiek tussen 1875 en 1938. Die monumentale werk *Ons gaan ’n taal maak. Afrikaans sedert die* Partiot-*jare*, wat ’n indringende verslag lewer van die ontwikkeling van Afrikaans as kultuurtaal vanaf die stigting van die GRA in 1875, verskyn in 2014. In 2016 verskyn *Afrikaner-joernaal. ’n Vervolgverhaal in 365 episodes,* ’n populêre geskiedenis van die Afrikaner en van Afrikaans in 365 dagstukke, beginnende by 1652.

In al hierdie werke spreek Steyn homself deurgaans sterk uit oor die belang van kultuurgeskiedenis, met name wat die geskiedenis van Afrikaans en die Suid-Afrikaanse taalpolitiek betref. Hugo (2016: 712–713) noem Steyn “die taalwetenskaplike” wat deurgaans die vermoë toon om nie net met taal nie, maar ook met struktuur en vorm interpretatiewe moontlikhede te kan skep. Snyman (1981: 47) lê ook klem op Steyn se “taalvernuf”. Dit word kenmerkend van die werk van Steyn: om taal en vorm gelyktydig op grensoorskrydende vlak te ontgin in die semiotiese proses van betekenistoekenning. Volgens Hugo (2016: 713) was Steyn se

*Die grammatika van liefhê* die voorloper vir die sensitiewe spel en ontginning van vorm en struktuur in sy latere werk. Reeds in hierdie eerste kreatiewe publikasie is dit ook duidelik dat Steyn hom altyd verbind (voel) aan kulturele, taal- en historiese kontekste. Vergelyk maar gedigte soos "Spooroorwegramp by Henley-on-klip", "Ontheemde", "Verbitterde boerseun bid" en "'n Boer groet sy plaas" in hierdie verband. Vrae wat steeds by die hoofkarakter in *Dagboek van 'n verraaier* spook, kom ook al aan bod in van hierdie vroeër werke van Steyn: vrae en vertwyfelings oor aspekte van Afrikanernasionalisme, taal- en volksverraad, taalpolitiese en kultuurhistoriese temas, die verband tussen taal en identiteit, grensverskuiwing, weerloosheid op vele vlakke, onbegrip, verontregting en betrokkenheid.

Omdat die motiewe van grense en grensdeurbreking 'n belangrike plek inneem in die werk van Steyn, kan daar in hierdie bydrae gekyk word na hoe *Dagboek van 'n verraaier*, gegewe die grenssituasie wat daarin gestalte vind, op talle vlakke grensoorskrydend funksioneer. Uit die bepaalde teksstrategieë wat Steyn aanwend, is dit duidelik dat hy mik om sy werk perlokusionêr (as oorredende taaldaad) te laat funksioneer . Steyn as konkrete outeur wil 'n bedoelde perlokusie (iets wat die konkrete of werklike outeur beoog) bereik by sy werklike leser, byvoorbeeld 'n grensdeurbrekende nuwe kyk op 'n bepaalde (ou) gegewe. Hierdie perlokusie of intensie bewerkstellig hy dan deur die besondere kommunikatiewe kanale – die moontlikhede waarvan byvoorbeeld Van Coller & Van Jaarsveld (1984: iii) 'n bespreking gee – wat hy inspan. Sodoende word die uitbeelding van 'n grenssituasie, waarbinne die skeidslyne tussen die persoonlike en die kollektiewe vervaag, 'n doelbewuste manier waarop Steyn die leser betrokke kry by die interpretasie van hierdie polities betrokke teks. Wanneer Malan (1984: 50) dit het oor geëngageerde literatuur, fokus hy op die pragmatiese aard daarvan, juis omdat sulke tekste heel spesifiek op perlokusie ingestel is. Die pragmatiese staan in Steyn se roman óók voorop. Die gerigtheid op verandering en 'n krities-politieke bewustheid van die tydgenootlike, tesame met die feit dat dié soort teks die leser wil dwing tot oplossingsoeke, hom wil oortuig en beïnvloed, vorm die kern van hierdie betrokke teks.

## Die veelvlakkige grenssituasietekening in *Dagboek van 'n verraaier*

*Dagboek van 'n verraaier* word aangebied in dagboekvorm en die sentrale tematiek is, soos gereeld in Steyn se oeuvre, vertwyfeling oor die Suid-Afrikaanse

politieke bestel. Die opset van hierdie roman is tipies van Steyn se konteksbewuste verhalegegewe. Op die oppervlak bevat dit ’n verhaal oor politieke verraad, maar op ’n dieper vlak behels dit eerder ’n universele verhaal oor verraad teen die self en teen ander. Die basisgegewe bly egter steeds ’n Suid-Afrikaanse werklikheid; dit is dus betrokke literatuur waaruit die versetstryd teen die voormalige Suid-Afrikaanse regering en die strewe na die omverwerping van die tradisionele Afrikanerhiërargie duidelik blyk. Calvinistiese skuldgevoelens en die kompleksiteite van Afrikanerskap teister die hoofkarakter deurgaans, sodat hy gedurig met grenssituasies waarbinne hy homself moet posisioneer, gekonfronteer word.

Die hoofkarakter bevind hom in ’n posisie waar hy een van die grootste besluite in sy lewe moet neem, naamlik aangaande sy daadwerklike deelname aan die skryf van ’n manifes vir rewolusionêre optrede. Alles wat hy doen en dink, word in dagboekformaat opgeteken. Van meet af aan in die roman is hy dus ’n versetstryder wat gedurig gekonfronteer word met die morele kwessie rondom die oorsteek van die grens tussen verlammende twyfel en sekerheid. Ook die grens tussen die belange van die individu en die van die groep waartoe hy voel hy behoort, word in die gemoed van die hoofkarakter oorgesteek wanneer hy homself as ’t ware as individu opoffer ten gunste van die groepsaak. Die liefde vir volk en vaderland staan voorop; jy is nie slegs, selfs nie noodwendig in die eerste plek, ’n individu nie (Steyn 1978: 29); in die woorde van die hoofkarakter: “Wat waar is vir die enkeling, is ook waar vir die volk” (op. cit. 47). Anton, joernalisvriend van die hoofkarakter, se eenrigtinggedagtegang aangaande die wenslikheid van verset, en die hoofkarakter se groeiende twyfel en halfhartige deelname aan die versetpoging, word die basisgegewe van die intrige. Die hoofkarakter se rigtende oogmerk is om onreg aan die kaak te stel, terwyl dit al meer blyk dat Anton, méér as die hoofkarakter, tot geweldpleging teen die owerhede neig. Medekarakters, wat deurgaans optree as uiteenlopend ondersteunend van óf die argumente van die hoofkarakter óf van sy vriend Anton, is onder andere Gert, Herman en Lucy, laasgenoemde Anton se meisie. Die hoofkarakter se dagboek word ’n openbaring van sy gevoelens, emosies en vrese, van sy (vir homself) grensoorskrydende twyfel oor die versetbeweging – soos in ’n belydenisskrif, wat hy dan aan Gert oorhandig in ’n poging om homself aangaande sy volksverraad te veronskuldig. Hy werk dan ten slotte met die veiligheidspolisie saam om die versetbeweging te stuit, ’n stap waartydens hy Anton aan gevangeneming uitlewer. Die uiteindelike grenssituasie waarin hy beland, groei uit die skuldgevoelens omtrent sy optredes én uit sy poging tot regverdiging daar – uit sy veelvlakkige verraadbelewing, met ander woorde, teen sowel sy vriend, sy volk én homself.

Die romantitel, *Dagboek van 'n verraaier,* sinjaleer reeds uit die staanspoor die verraadmotief – waardeur die moontlikheid van grensoorskryding tot stand gebring word, naamlik soos dit binne die spanninge tussen reg en verkeerd, goed en kwaad, vreedsame ingreep en rewolusie kan afspeel. Self die grense van die etiese word hier 'n vraagstuk, aangesien die hoofkarakter worstel met eties-morele, politieke en religieuse keuses. Erasmus-Alt (2016: 3) skryf oor bepaalde literêre funksies soos volg:

> Die sosio-kulturele en -politieke verband wat daar tussen literatuur en die samelewing bestaan, plaas literatuur meestal in 'n direkte verhouding met die moderne wêreldbeskouing waarvolgens daar 'n toenemende behoefte aan [*sic*] en tendens van grensoorskryding is. Aangesien die literêre werk as brug tussen genoemde twee wêrelde optree, is die oorskryding of vervaging van grense dus om verskeie redes relevant in die letterkunde.

Dít geld in die besonder van *Dagboek van 'n verraaier* – soos verderaan sal blyk.

Die hoofpersonasie in Steyn se dagboekroman word voorgestel as willose slagoffer van die omstandighede waarin hy hom bevind, en waaroor hy kwalik beheer kan hê. Ofskoon enkele gebeure en handelingseenhede in die roman die indruk wek dat die verteller wel Steyn self kan wees, en hierdie werk waarskynlik selfs as verkapte outobiografie gelees kan word, gaan dit in der waarheid veel eerder om 'n dialoog, 'n gesprek tussen (of die afspeel van botsende standpunte van) twee "ekke". Hierdie deelnemers aan die gesprek sou bestempel kon word as die hoofpersonasie en sy alter-ego.

'n Grens dui altyd perke aan, maar open terselfdertyd moontlikhede tot die opheffing daarvan. Die ek-verteller in Steyn se roman voel hom, namate die beplanning vir die rewolusie voortstu, al hoe meer ontuis binne die versetgroepsgeledere en al hoe meer ingeperk wat sy keusemoontlikhede te midde van die proses betref. Dit wek deurgaans vrae in die gemoed van die hoofpersoon, wat aanleiding word daartoe dat die leser, op subtiele wyse, betrek word by die besluitneming rondom antwoorde hierop. Die hoofpersoon bevind homself dus gedurig tussen keusemoontlikhede en op allerlei grense. So is daar op die vlak van die storie duidelik van psigologiese grensoorskryding by die hoofpersonasie sprake. Soos wat die beplanning van die rewolusie in erns toeneem, verval die hoofkarakter op selftraumatiserende wyse in vertwyfeling oor sy deelname daaraan en oor sy bereidwilligheid daartoe, al dan nie – oor of hy moet voortgaan met deelname aan so iets al voer dit hom, syns insiens, tot op die grense van rasionele

optrede. Die vind van regverdigings vir sowel sý meer passiewe deelname as vir die aggressiewer, rewolusionêre optrede van Anton – wat die eintlike inisieerder van die beplande rewolusie is – veronderstel dat die hoofkarakter 'n grensoorskrydende etiese transformasie ondergaan.

Soos die titel van *Dagboek van 'n verraaier* voorts aandui, gaan dié roman pertinent oor lewensbeslissende (grens-)situasies. Verwysings hierna kom voor in heelparty van die resensies daaroor (Van Zyl 1977; Grobler 1978; Botha 1987; Van der Merwe 1988). Een dinamiese grenssituasie is geleë in die (klaarblyklik) outobiografiese aard daarvan. Die aanbod van *Dagboek van 'n verraaier* huiwer deurgaans tussen fiksie en verkapte outobiografie; daar is ooglopende ooreenkomste tussen die hoofkarakter en die skrywer (Steyn) self, maar die verhaal is doelbewus (en kennelik) ook aangevul met fiktiewe inligting, juis om die grens tussen die twee style deurgaans te problematiseer. Hierdie besondere grensoorskryding wat genreaanbod betref, is eintlik die beginpunt van verdere literêr-spesifieke grensoorskrydings. Narratologiese grense word oorskry, maar ook genologiese grense: die tussen roman en (soos sal blyk) dramawerk.

Die hoofkarakter is in wese 'n buitestander wat deurgaans getrou probeer bly aan sy eie aard en sy ideale, terwyl hy hom, metafories gesproke, in grenssituasies bevind. Hy word gedurig getoets deur die ideologiese, maatskaplike, persoonlike en kontekstuele uitdagings waarvoor hy te staan kom en te midde waarvan hy, noodgedwonge, keuses moet uitoefen. Hy is uiteindelik 'n verskeurde personasie waar hy hom bevind voor keuses van moontlike verraad teen óf sy kollega, óf sy volk en taal. Op die vlak van die storie word hy, te midde van die beplanning van die rewolusie en opstand, gedwing om grense te oorskry. Die uitbeelding van die hoofkarakter staan daarom in verband met die diskoers oor liminaliteit, aangesien hy hierdie grensoorskrydende proses moet ondergaan. As gevolg van die topologiese (geografiese) sowel as die psigologiese grense (die lojaliteitskeuses waarvoor hy te staan kom) wat die hoofkarakter moet oorskry, word hy genoodsaak om 'n transformerende reinigingsproses te ondergaan.

Volgens Erasmus-Alt (2016: 118) staan keuses in die moderne samelewing, gesien as punte van besluitneming, in noue verband met tussenruimtes en grense, en daarom is die grens uiteraard 'n belangrike motief in die postmodernistiese literatuur. In die literatuurteoriegeskrif *Story-scapes* (Viljoen & Van der Merwe, 2004) word indringend aandag gegee aan die transformatiewe krag van tussenruimtes in kodering en dekodering van verhaalgegewens. Turner (1974: 47) se teorie oor hierdie soort drumpeloorskryding, wat ontstaan uit die spanninge tussen (diskursiewe) kerne en periferieë, fokus duidelik op die konsep van liminaliteit –

een waarvolgens indiwiduele transformasie moontlikhede skep vir ’n nuwe tipe *communitas.*

Vir die doel van die onderhawige studie is die volgende siening van Turner (1974: 231 en verder) besonder relevant:

> The relevance of the idea of liminality for literature is not only that many texts describe and represent liminal states, persons and transformations, but also that the space of the text itself is a symbolically demarcated liminal zone where transformations are allowed to happen – imaginary transformations that model and possibly bring into being new ways of thinking and being. Literature in this view does not constitute an autonomous aesthetic sphere, but is regarded as part of society’s rituals, albeit a voluntary ritual.

Volgens Turner (1974: 251) lê die liminale halfpadmerk tussen skeiding en integrasie midde-in die oorgang van een status – of staat, (toe-)stand – na ’n ander.

Hierin lê waarskynlik die sterkste motivering vir die onderhawige poging om ’n dramatologiese lesing van *Dagboek van ’n verraaier* te onderneem. In ’n liminale fase kan dié teks op ’n manier gelees word waardeur die persoonlike inslag van die dagboekaanpak (’n dagboek synde iets wat in wese nie geskryf word om in die openbare domein gelees te word nie) en die kollektiwiteitsaard van die toneelstukbelewenis, versny word om ’n nuwe genrematige dekodering daarvan moontlik te maak.

Die begrip *liminaliteit*, wat volgens Erasmus-Alt (2016: 118) noodwendig die konsep van grensoorskryding oproep, hou duidelik verband met die situasie waarin die verraaier-hoofkarakter in Steyn se werk hom bevind – gesien in die lig van Lang (2001: 3) se definiëring van die liminaliteitsbegrip as verwysende na ’n verbygaande, tussenliggende staat of ruimte, soos dit gekenmerk word deur onbepaaldheid, dubbelsinnigheid, hibriditeit en die potensiaal vir subversie en verandering. As ’n oorgangsruimte word die temporele grense gewoonlik vooropgestel en dít word in vertelling dikwels geassosieer met lewensveranderende gebeure of grenssituasies. *Liminaliteit* verwys dan na die besondere toestand van die situasie waarin die uitgebeelde karakter hom bevind in die grensoorskrydingsproses. Volgens Erasmus-Alt (2016: 130) kan daar dus gesê word dat die liminale fase, “die fase halfpad tussen die fases van afsondering en integrasie waartydens transformasie plaasvind, ’n grensoorskrydingsproses is wat skei sowel as verenig”. Dit is die fase waarin die hoofkarakter hom bevind wanneer hy op die rand van ’n grens ’n bepaalde keuse moet uitoefen. Die leser raak ook direk betrokke by hierdie

liminale fase (met kollektiwiteitsimplikasies) soos uitgebeeld in ’n literêre werk, aangesien hy/sy deel word van die besluitneming wanneer daar in die narratief ’n oordeel uitgespreek word oor die hoofkarakter se keuses. Die ek-verteller in Steyn se werk onderneem ’n spel met die leser, en laasgenoemde besef in die loop van die leesproses dat hy/sy self ook deelneem aan hierdie proses van uitoefening van die vermelde grensoorskrydende keuses. In hierdie verband plaas die outobiografiese verwysings na die konkrete outeur die leser ook in ’n ander soort grenssituasie, een waarbinne hy/sy, tydens die interpretasie van die storie, keuses moet maak op grond van sy/haar kennis van die outobiografiese verwysings.

Daar blyk ’n sterk bewustheid van voorgeslagtelike herkoms uit Steyn se werk. Hy stam uit ’n Vrystaatse plaasagtergrond, ’n omgewing waarbinne verbondenheid aan die grond en die voorsate, ervarings van stryd teen droogtes en siektes, en intieme kennis van die boerderye en gemeenskapslewe op die platteland ’n kragtige invloed uitgeoefen het (Steyn 2008: 64). Sy familie en voorgeslagte was betrokke by of direk geraak deur die uitwerkings van die Groot Trek, die Tweede Vryheidsoorlog (1899–1902) en die rebellies van 1914 en 1939 (Steyn 2008: 15-120).

Die oorlewerings van sy familiegeskiedenis tot en met die 1914-rebellie het ’n blywende indruk op hom gelaat. Hy onthou verhale vertel deur sy ouma, oor hoe sy en haar susters tydens die Tweede Vryheidsoorlog met hul kinders rondgevlug het om nie deur die Engelse gevang te word nie (Steyn 1991: 52–54). Sy ouma Steyn se familie was betrokke by die wrede gebeure by Bloukrans, waartydens een van hulle omgekom het. Sy oumagrootjie Annie, sy oupa Mellet se ma, het hy nog geken en sy het hom vertel van die swart-wit-stryd in die Zuid-Afrikaansche Republiek. Sy oupa Mellet is as Kaapse rebel destyds, tydens die Tweede Vryheidsoorlog, in Kimberley gevange gehou (Steyn 1991: 54). Steyn het geweet van joiners, rebelle, plaasopstande en konsentrasiekampe.

In sy latere boeke en mediakommentare is ’n wye belangstelling in ander volke en tale duidelik sigbaar. In sy kenmerkende maatskaplik-betrokke tekste stel Steyn dit telkemale duidelik dat, binne die verwikkelde historiese konteks van Suid-Afrika, die regte van Afrikaners en die van ander groepe soms met eweveel geldigheid teenoor mekaar afgeweeg behoort te staan (Steyn 2008: 203–211).

Reeds op universiteit raak hy betrokke by joernalistiek. Vanaf 1959 werk Steyn by *Die Volksblad*; eers as verslaggewer, later as vertaler, subredakteur en uiteindelik hoof-subredakteur. Tydens sy studiejare werk hy ook as korrespondent vir *Die Volksblad* en *Die Burger* (Steyn 2008: 160–166). Tussen 1974 en 1975 is hy aangestel as hoofredaksielid van *Rapport* (Steyn, 2008:240–241, 254–256).

Steyn was in die 1970's en 1980's se kultuurpolitieke konteks 'n sterk voorstander van Afrikaans en Afrikanerskap, maar huldig wel binne daardie tydsgewrig verligte ideologiese beskouings. Hy was byvoorbeeld gekant teen eng-konserwatiewe media- en kulturele sensuur, asook teen onregverdige kleinapartheidsmaatreëls wat byvoorbeeld wit en bruin Afrikaanssprekendes van mekaar vervreem het. Hy was ook 'n voorstander van die aanbevelings van die Tomlinsonverslag uit die 1950's, 'n geskrif waarin ingrypende gebiedsoordrag aan swart volkere in die vooruitsig gestel is om die tuislandbeleid vir etniese groepe te laat slaag (Steyn 2008: 249, 264–265). Vanaf 1985 tot 1997 beklee hy 'n konsultantepos by Nasionale Pers, waarvolgens hy hoofsaaklik meewerk aan die Oorlegplatform vir Afrikaans, 'n instelling wat poog om Afrikaanstaliges van alle rasse te laat saamwerk ter beskerming van die taal (Carstens 2013).

Vanaf die 1990's is Steyn opnuut bekommerd oor die posisie van Afrikaans, naamlik soos dit funksioneer binne die nuwe politieke bestel in Suid-Afrika, en neem aktief deel aan die Afrikaner se hernude kultuurstryd. Steyn staan, in terme van vakkundigheid gesien, bekend as 'n taalkundige, 'n taalpolitikus, 'n kultuurhistorikus asook 'n taal- en kultuurfilosoof.

Biografiese besonderhede soos hierdie oorvleuel, op 'n verkapte wyse, met wat te wete is van die hoofkarakter in *Dagboek van 'n verraaier* – en dít beïnvloed wel die interpretasie van die aard van die boekkarakter en van die gebeure. Dit is juis ook belangrik dat die leser die grens kan raaksien tussen die fiktiewe en die biografies-feitelike. Die roman is in die eerste plek grensoorskrydend omdat die bekentenisse van die hoofpersonasie binne die fiktiewe verhaal wat vertel word wel, soos hierbo verduidelik, sterk verbande lê met die skrywer (as konkrete-outeursinstansie).

Dergelike literêre werke (wat op soortgelyke wyses grensoorskrydende gedaantes aanneem) word deur Ratiani (2007) beskou as 'n intermediêre liminale verskynsel, of werke wat situasies uitbeeld wat 'n oorgangsfase tussen die werklike en die verbeeldingswêreld verteenwoordig. In die verbeeldingswêreld van fiksie word egter verder gegaan aangaande interpretasies van die werklikheid – dit spel uit (of impliseer kennelik) wat die moontlike logiese konsekwensies van bepaalde sienings (én keuses) in 'n moontlike werklikheid sou kon wees.

Aangesien die storie in *Dagboek van 'n verraaier* gaan oor grense en grensoorskrydings, is dit moontlik om dit ook in verband te bring met die sogenaamde grensliteratuurverskynsel in Afrikaans. Vanuit die diskursiewe, sisteemteoretiese literatuurbenadering gesien, wat in wese 'n semioties-gerigte literatuurbeskouing behels, kan dusdanige literatuur naamlik alleen in kontekstuele

verband afdoende bestudeer word. "So 'n uitgangspunt impliseer dat literatuur in 'n bepaalde kulturele konteks – as (sub-)sisteem – voortdurend ontwikkel in samehang met ander sisteme, byvoorbeeld sosiale en religieuse sisteme," skryf Van Coller (1992: 153; kyk ook Van Coller 1990) in hierdie verband. Hierdie benadering betrek die Suid-Afrikaanse werklikheid by die semiotiese konteks waarbinne 'n werk soos *Dagboek van 'n verraaier* gestalte gevind het – en wel binne die subgenre van die grensliteratuur.

Die Suid-Afrikaanse grensoorlog het gestrek vanaf 1966 tot 1989 (Erasmus 1995: 137). Die verhale oor hierdie oorlog het nie net in geskiedenisboeke en historiese dokumentasie neerslag gevind nie, maar het ook 'n plek in die Afrikaanse literêre sisteem gevind. Die grensoorlog en gewapende konflik neem 'n belangrike posisie in binne die Suid-Afrikaanse historiese werklikheid. Volgens Van Coller (1992: 153) het "die 'grens' dus nie alleen 'n sentrale plek ingeneem in die idiolek van opeenvolgende regerings en in die hele gevarieerde diskoers in die Suid-Afrikaanse konteks nie, die totale Suid-Afrikaanse werklikheid is deur hierdie konsep bepaal".

Wat grensliteratuur betref, gaan dit egter in vele gevalle oor meer as net die blote weergawe van gebeure wat afspeel binne 'n bepaalde, geografiese grensgebied. Die woord *grens* se vele betekenisse is telkens ook op maatskaplike, mitiese en simboliese vlak aangewend om 'n meerduidige begrip van "grens" en "grensoorskryding" te aktiveer, buiten die grense wat deur gewapende stryd gekenteken word. Ander Afrikaanse literêre werke waarin die begrip *grens* ook 'n semioties veelvlakkiger duiding verkry het, sluit die werk van P.J. Haasbroek in (onder andere *Heupvuur* 1974), asook Elsa Joubert se *Ons wag op die kaptein* (1963), Etienne van Heerden se *My Kubaan* (1983) en *Om te 'awol'* (1984), *'n Wêreld sonder grense* (1984) deur Alexander Strachan, Koos Prinsloo se *Jonkmanskas* (1982) en Mark Behr se *Die reuk van appels* (1993).[2] In hierdie tekste, soos in Steyn se *Op pad na die grens* (1976) en *Dagboek van 'n verraaier* word die "grens" as universele metafoor gesien vir 'n soort grensverskuiwing in 'n breër sin van die woord as bloot die geografiese – na al die moontlike kompleksiteite waarvoor dié begrip geldigheid het.

Die aanvanklike beskrywing van die *grens*-situasie kan bloot die topologiese betref, maar "verruim bykans altyd (in letterkundige werke) tot 'n situasie waarin die grens metafories simbool [*sic*] word van die geskeidenheid van mense [...] en wat selfs op metalinguale vlak daarop dui dat woordgrense verskuif sodat antonieme soos goed/kwaad, vriend/vyand, terroris/ vryheidsvegter ook sinonieme kan word"

2 Slegs werke waaruit insigte of aanhalings oorgeneem is, of waarna herhaaldelik verwys word, staan in die bronnelys vermeld.

(Van Coller 1992: 153). Grensliteratuur is dus aan die een kant oorlogsliteratuur, oor gewelddadige gebeure op ’n geografiese landsgrens, maar verteenwoordig aan die ander kant ’n spel met die ruimer begrip *grens*. By die lees daarvan word die leser dan betrek by die interpretasie van die teks op grond van sy/haar emosionele identifikasie met die groter kontekstuele en intertekstuele *grens*-situasie. ’n Belangrike tendens by grensliteratuur, wat relevansie toon vir die onderhawige studie, is juis die poging van sulke skrywers om die historiese gang van die oorlog te koppel aan literêre temas soos grensverskuiwing, liminaliteit, (hantering/bemagtiging van die) hede en toekoms asook die verhouding tussen *ek* en *ander*.

Op semiotiese vlak is *Dagboek van ’n verraaier* nie net ’n belangrike toevoeging tot die sogenaamde grensliteratuur in die Afrikaanse letterkunde nie, maar tot ’n groot mate ook aanduidend van die eksperimentering met die *grens*-konsep in breër kulturele verband, naamlik as duidend van iets meer as net die geografiese landsgrens – eerder van ’n psigologiese grens. Wat genre, vorm en inhoud betref, word hierdie teks indeksikaal aanduidend van ’n groter grenssituasie – van grense tussen moontlike interpretasies. Op hierdie vlak word die teks, as ’n stuk grensliteratuur, by uitstek ook belydenis- of bekentenisliteratuur.

Grensoorskryding staan duidelik sentraal op al die narratiewe vlakke in hierdie boek (naamlik storie, verhaal en vertelwyse). Dit is egter ook op genologiese vlak die geval, naamlik waar die romanvorm eintlik ’n dramatiese monoloog verhul. Alles werk dus doelbewus mee om die leser ook op die verkeerde voet te plaas en hom/haar te laat besef dat ook hy/sy in ’n soort grenssituasie geplaas word; pragmaties gesproke word daar dus gestrewe na ’n bepaalde perlokusie, wat eweseer keuseuitoefening (hier: oor die leesstrategie) impliseer.

Soos reeds gesê, is die kernbesprekingspunt in hierdie bydrae juis die genoemde genologiese grensoorskryding: die dagboek is ook drama, monologies en/of dialogies. Hierdie genologiese grensdeurbreking word grootliks moontlik gemaak deurdat die voorkoms van bepaalde genrekenmerke van sowel die *dagboekroman*, die *verkapte outobiografie*, die *ek-roman* (met die dagboekromanformaat as variasievorm), die *bewussynstroomroman*, die *raamvertelling* (of *geraamde ek-vertelling*) as die genreverwagtings aangaande die drama (met sy plooibare aard) almal her-realiserings van dié literêre teks moontlik maak. Uit al bogenoemde teksstrukture en -teksture is elemente te leen om betekenis binne vernude kontekste met betrekking tot die werk te skep. So ’n hibriede aanslag tot teksvergestalting is tipies van die postmodernisme, waardeur die leser geprikkel word tot verskerpte leesaandag, omdat hy/sy as ’t ware deurgaans onthuts/verras/in leesongemak gestel word.

Die aandag in die onderhawige studie is derhalwe grootliks gerig op die genologiese grensoorskryding in die teks (van die narratiewe na die dramatologiese toe) en hoe dít die dekodering daarvan beïnvloed. Die dagboekroman gaan dus gelees word as ’n dramatiese monoloog. Al die ander genologiese grensoorskrydings in die teks, so sal aangedui word, funksioneer in der waarheid ondersteunend van so ’n herlees daarvan as dramateks.

Teaterkuns is in wese ruimtelike kuns: Die verhooggebeure word vir die interpreterende toeskouer ingebed in ’n bepaalde (tyd en) ruimte. Die pragmatiese inslag van die drama lei sodoende die leser of toeskouer in sy/haar dekodering van die teks of teaterervaring, naamlik om direk te deel in die tyd- en ruimtelike dimensieskepping. So byvoorbeeld word die eksterne ruimte (alles buite die storieaanbod) uit die teks geweer en word die tydruimtelike plasing, tot ’n mate, gereduseer tot die direk betrokke handelingsruimte waarby (selfs waarin) die leser (by wyse van spreke) of die toeskouer hom/haar (daadwerklik) bevind.

Op hierdie manier word betrokkenheid asook politieke aktualiteit verhewig. Sodra ’n teks soos die van Steyn dramatologies geïnterpreteer word, verstewig die pragmatiese werking van die teks en veroorsaak die beklemtoning van die bedoelde perlokusie ’n persoonliker interpretasie én betrokkenheid deur die leser/gehoorlid.

Die effek van die dramatologiese benadering tot die struktuur en dekodering van die teks maak daarvan ’n metatekstuele werk. Waar die dagboekinskrywings, wat by so ’n benadering by implikasie nie geskryf staan om bloot gelees te word nie, oorgaan om soos ’n dramatiese monoloog te funksioneer, neem dit ’n al sterker introspektiewe aard aan – omdat dit om die uitoefening van keuses gaan, en om die kies van ’n bepaalde optredekoers binne ’n samelewing. Dan bly dit nie net meer die karakter se keuses wat beslis moet word nie, maar word die teks as drama ’n spel tussen twee “spelers” op ’n verhoog: aan die een kant die storiekarakter, aan die ander die leser (as ’t ware in die rol van gehoorlid). Dan word die leser/toeskouer se betrokkenheid by die keuse oor wat die mens, as wese tussen en staande teenoor ander, behoort te doen ’n werklikheid. Tegelykertyd word tydbelewing sodoende opgehef, en die vraag ontstaan of dit by die meelewing met die teksinhoud steeds gaan om die tydperk waarin en waaroor dit geskryf is – tesame met die betrokke protes van dié tyd – en of dit nie eintlik (juis) gaan oor mense in die algemeen se gedagtes en houdings oor protes nie?

Vanuit ’n dramatologiese-lesinghoek word skryf as gewelddadigheids-bemiddelende proses, soos in hierdie teks, herinterpreteer en gelykgestel aan ’n universeler interne proses waarvolgens die leser/toeskouer die rol van ’n

medespeler aanneem en die inhoud instinktief transformeer na ’n relevante aktualiteit. Die bedoelde perlokusie, naamlik die bewuswording van deelname, van medeverantwoordelikheid, skuld en vergifnis, word deur só ’n interpretasie, by wyse van ’n dramatologiese lesing, ’n werklikheid van betrokkenheid, iets wat tyd- en ruimtelike vasgesteldheid oorskry.

*Dagboek van ’n verraaier* kan dus, vanuit ’n dramatologiese beskouingshoek gesien, juis vandag herinterpreteer word, veral op grond van die wisselwerking tussen karakter en leser/toeskouer (as ’n betekenisskeppende medespeler binne ’n ander konteks as dié wat by die ontstaan van die werk gegeld het).

## Die vloeibare aard van die dramagenre as oorweging vir ’n dramatologiese lesing van *Dagboek van ’n verraaier*

In hul boek *The Essential Theatre* voer Brockett & Ball (2011: 54) aan dat ’n duidelike klemverskuiwing in die dramatologie te bespeur is vanaf formele en tradisionele klassifikasies van dramatiese vorme na ’n groter openheid vir meer vloeibare transformasies in die genre. Kategorieë vloei inmekaar en kan struktureel in so ’n mate oorvleuel dat subgenregrense, in sekere omstandighede, opgehef blyk te staan. Die vorm- en toonaard van kontemporêre dramasoorte verskuif gedurig en elemente wat tradisioneel tuishoort by die drama as genre – soos handelingseenheidskepping, karakterisering, konflik- en intrigebou – kan in ’n nuwe interpretatiewe idioom vertaal word om in vorme soos die dagboekroman, die ek-roman en die innerlike monoloog uitdrukking te vind. Om hierdie rede verloor die ouer, formele kategorieë in ’n groot mate hul eiesoortige dramatologiese identiteit. *Dagboek van ’n verraaier* is ’n dagboekroman, maar die klem val in die bespreking wat hier volg, op die moontlikhede om dit as dramatologiese teks te interpreteer.

Aanbiedingstyl is die resultaat van ’n bepaalde literêre poging tot representasie van ’n werklikheid. Dramatologiese styl word volgens Brockett & Ball (2011: 55) deur drie denkpatrone beïnvloed: In die eerste plek kry styl sy beslag deur aannames oor wat waar en waardevol genoeg is om mee te deel; in die tweede plek word vorm geskep deur die manier waarop ’n skrywer die elemente van die dramakunswerk

aanwend; en in die laaste plek word styl bepaal deur die manier waarop die teks aangebied word (hetsy in dialoog- of in monoloogvorm).

Die besondere aard en vorm van die konvensionele drama as genre word grootliks bepaal deur die feit dat gebeure op "sigbare" wyse vergestalt word. Handeling is dus waarskynlik die belangrikste element wat die drama nog altyd onderskei het van die ander literêre hoofgenres. Gebeure wat daarom nie op die verhoog voorgestel kan word nie, moet op ander maniere aangebied word, soos byvoorbeeld deur vertelling deur of gesprekke tussen karakters, of deur die sogenaamde bodebeskrywings (wanneer handeling deur ooggetuies beskryf word). Handeling hoef ook nie beperk te word tot uiterlike handeling nie. Innerlike handeling kan 'n ewe belangrike rol vervul. Om hierdie rede is konflik en botsing ook essensiële elemente in die drama as genre. Die intrige van die drama word weer voortgestu deur die karakters (se woorde en handelinge). Aristoteles (kyk Aristotle 1965) het, afwykend van bostaande argumentering, egter die intrige as die heel belangrikste element van die drama beskou; en intrige is onlosmaaklik verbind aan konteks, aangesien intrige bestaan op grond van (spanninge binne) die konteks waarbinne dit plaasvind. In aansluiting by Aristoteles se uitgangspunt, steun teorieë van onder meer semiotiese en resepsie-estetiese aard in breë trekke ook op sodanige siening, aangesien die kern van hierdie teorieë en literêre benaderings, soos die sienings deur Aristoteles gehuldig, van die standpunt uitgaan dat betekenistoekenning altyd kontekstueel geïnformeerd (of te belig) is.

Die interpreteerbare dramatologiese objekte, soos veral in terme van die teatersemiotiek beskou, is daarom die verskillende benutte tekensisteme en kodes soos binne bepaalde kontekste geplaas, wat ook die aanbieding van die uiteindelike boodskap in 'n spesifieke tekstuele vorm insluit. Die benadering tot 'n teks as 'n interpreteerbare dramatologiese gegewe word deur Elam (1980: 1) beskryf as, op sy minste, 'n multidissiplinêre wetenskaplike aanpak, waarvan die presiese metodologiese komponente noodwendig van veld tot veld sal verskil, maar wat verenig word deur 'n universele bekommernis: ons pogings tot beter begripvorming aangaande die mens se eie betekenisvolle gedrag (Elam 1980: 2). Sy hieropvolgende definiëring van *drama* en *die dramatiese* is toepaslik vir die onderhawige interpretasie en bespreking van *Dagboek van 'n verraaier* as dramamatige teksgegewe. Met *drama* word, volgens Elam (1980: 2), die fiksionele vormgewing bedoel, ontwerp vir representasie op die verhoog en opgebou uit spesifieke (dramamatige) konvensies, waar *die dramatiese* die netwerk van faktore

wat verband hou met die verteenwoordigende fiksionele vorm, veronderstel. Elam (1980: 30–31) waarsku in hierdie verband:

> One cannot proceed very far in examining theatrical meaning, however, without moving beyond the concept of the sign towards an in-depth discussion of dramatical "message" or "text" and the systems of signs, or codes, which eventually produce the performance.

Indien, soos Elam (1980: 148) beweer, die funksie van die dramateks die indeksikale skeppingsproses[3] van 'n dinamiese konteks verteenwoordig, behoort daar binne die hier-en-nou van die teks 'n groter referensiële raamwerk geskep te word wat inligting oor 'n nog groter wêreld beskikbaar stel. Die eienskappe van hierdie wêreld, die individue wat leef in daardie wêreld en die gebeure in daardie wêreld moet mekaar aanvul in die diskoers rondom daardie wêreld. Die teksvorm word bloot die instrument wat diskoers skep – met betrekking tot die onderhawige studie: die dagboek as instrument in die eerste plek, maar wat ook gesien kan word as dat dit dramaties-monologies funksioneer.

Wanneer daar in hierdie bespreking dan afleidings gemaak word oor die herleibaarheid van die dagboekromanvorm na onder meer die van die dramatiese monoloog, ontstaan die vraag na die wyse waarop die karakters in die werk die nodige dramaties geaarde inligting oordra of bekendmaak sonder blote benutting van vertelling en eksterne beskrywing as metodes. Die antwoord, wat ook deur die loop van die bespreking kontekstueel aan bod sal kom, lê in die woorde van Goffman (1974: 142):

> In part, this is a matter of duly "fleshing out" the speaking "I" and the addressed "you", making them "iconic" as well as "indexical", through more detailed specifications. Since the participants, however, are presumed to know who they are, self-characterisation must be oblique or disguised in order to sustain the hypothetical "actuality" of the world – the audience is given the information it needs convertly, so the fiction can be sustained that it has indeed entered into a world not its own.

---

3 Hier gaan dit oor die relasie *teken* (drama) en *betekende* (werklikheid). Daar is, volgens Van Zoest (1978 – aldus Van der Merwe & Snyman 1990: 97–98), drie verhoudings binne hierdie relasiekompleks ter sprake: die relasie tussen *tekswerklikheid* en *historiese werklikheid*; die tussen *tekswerklikheid* en *die werklikheid van die skrywer*; en die tussen *tekswerklikheid* en *die werklikheid van die leser*. In die dramateks sinjaleer die elemente van die intrigebou, handeling- , karakter- en ook die milieu-uitbeelding op indeksikaal wyse verskeie verdere tekens, ook buite die teks, wat deur die skrywer geënkodeer word en deur die leser binne semiotiese verband gedekodeer word.

Binne die gegewe diskoers waarby ʼn bepaalde teks aansluit, kan enige aantal individuele karakters binne die dramatiese hier-en-nou figureer. Hulle kan selfs deelneem aan die dialoogvoering in die bepaalde dramatiese hede of verledetydsvertellings. Dit is die somtotaal van die woorde en gedagtes van – en rondom – die "ek" en die "ander" wat die interne, koherente makrokosmos van die teks skep en in stand hou.

Wat verderaan ondersoek word, is die betekenisfunksie-skeppende krag daarvan om *Dagboek van ʼn verraaier* as dramatologiese teks te benader. Hoe ontstaan die dusdanige fiksionele referente daarin en deur watter beginsels word hulle deel van die dramamatige handeling van die werk? Daar word gekonsentreer op die voorstelling van innerlike handeling, konflik-, botsing- en intrigebou en karakteriseng as grondslag vir ʼn dramatologiese lesing daarvan.

## Genologiese kenmerke van *Dagboek van ʼn verraaier* wat dit die aard van ʼn dramatiese monoloog laat verkry

Volgens Esslin (1976: 21) is die dramagenre nie net die mees konkrete – die mins abstrakte – artistieke nabootsing van werklike menslike gedrag nie, dit is ook die mees konkrete vorm waarin ons oor menslike situasies kan nadink.

Steyn se *Dagboek van ʼn verraaier*, alhoewel op die oog af ʼn dagboekroman, bevat talle kenmerke van ʼn rasegte drama. Elemente wat as boustof vir hierdie roman aangebied word, is sonder veel moeite herleibaar na die dramamatige: Handelingseenhede word chronologies en kontekstueel in die dagboekinskrywings aangebied, asof hulle tonele in ʼn drama kan wees; karakterisering geskied ewe gemaklik aan die hand van die dialoogvoering tussen karakters as deur middel van ek-vertelling in die verhalende dele; konflik en botsing word inmiddels opgebou tussen die hoofpersonasie en sy alter-ego, terwyl die intrige voortvloei uit die kontekstuele verbande wat regdeur die teks gelê word. Die besondere manier waarop die teks skipper tussen roman- en dramawees, terwyl dit ook huiwer tussen (fiktiewe) roman en (verkapte) outobiografie as prosasubgenres, aktiveer deurgaans die grensoorskrydende elemente waarmee karakter en leser gekonfronteer word in hul onderskeie pogings tot die sinvolle dekodering van die gegewe in die teks.

Die besondere prosagenre-strategieë en -teksbouelemente wat Steyn benut in die aanbod van die verhaalgegewe, sluit in die van die verkapte outobiografie,

die (dagboekvariasie van die) ek-roman, die bewussynstroomroman en die raamvertelling of geraamde ek-vertelling.

## Tekskenmerke wat herinner aan die verkapte outobiografie as subgenre

ʼn Opmerking deur Stout (1982: 7) oor die proses van betekenistoekenning by die lees van ʼn teks is relevant vir die bestudering van outobiografiese werke. Hy gaan van die standpunt uit dat interpretasie nooit betekenis in ʼn teks skép nie, maar dit eerder ontdék. Aangaande die verkapte outobiografie berus die onus by die leser om, teen ʼn (potensieel) bekende kontekstuele agtergrond, afleidings te maak oor die verwantskappe tussen die fiktiewe karakters, die verteller en die implisiete, maar ook konkrete outeur. Die outobiografie manifesteer telkemale as – soos Abbott (1988: 598) dit noem – "a restless genre", wat in feite impliseer dat ʼn leser van so ʼn teks gelei sou kon word om die outobiografiese aanbod deur verskeie verhaalstrategiemoontlikhede te ontdek. Dit kan by wyse van oënskynlike fiksievertellings, dramatiese monoloë, karaktermemoires of die voorstelling van uiterlike handeling geskied. ʼn Afdoende teoreties-wetenskaplike beskrywing van die outobiografie is dus haas onmoontlik – as gevolg van die vloeibare, onvaspenbare vorm daarvan. Bourdieu (1987: 69–72) se opvatting is dat die outobiografie in feite fiksie verteenwoordig, vertelling wat geskep en gestruktureer word vanuit die verteller se posisie binne tyd en ruimte. Outobiograwe kan daarom ook moeilik aanspraak maak op objektiwiteit en feitelike korrektheid. Bourdieu se betoog dat die outobiografie ʼn hibriede vorm is wat voortdurend oor genregrense beweeg, aldus Viljoen (2004: 110–115), bekragtig die geldigheid van die invalshoek van die onderhawige bespreking.

As dagboekroman neig *Dagboek van ʼn verraaier* gedeeltelik na die subgenre van die dramatiese monoloog, naamlik vanweë die beskrywings daarin van ʼn eksterne historiese werklikheid – sodat dit tydsdokumentasie bied wat die agtergrond verskaf vir die vertelling van die dramatiese soeke van die ek-verteller na die self – en ʼn konteks oproep waarby die ek (die hoofkarakter) hom betrokke voel. Terselfdertyd lyk dit asof die teks ook trekke van die verkapte outobiografie aanneem. Die hoofkarakter in die roman is ʼn Afrikaanse akademikus en ʼn oud-koerantman wat gestudeer het aan die Universiteit van die Oranje-Vrystaat, asook in Amsterdam; hy is ʼn tipiese Afrikaner, een met ʼn Vrystaatse en Christelike boere-agtergrond, vir wie taal- en landsake na aan die hart lê. Tekseksterne verbande

tussen die hoofkarakter en Steyn self blyk hieruit. Sodoende is daar deurgaans blyke dat ’n mens hier met ’n verkapte outobiografie te doen het. Van meet af aan word ’n spanning tussen fiksie en die moontlik outobiografiese lewendig gehou, wat die leser onmiddellik in ’n grenssituasie plaas in terme van die aangewese/moontlike dekodering van die gegewe. Terselfdertyd bly die werk aangebied as behorende tot die romangenre, maar waarin ’n spanningsverhouding heers tussen die twee “ekke” (die hoofpersonasie en sy alter-ego) as karakters, wat gewikkel is in ’n voortdurend konflikterende dialoog oor lewens- en wêreldbeskouing. Hierdeur word die leser, soos die “karakters”, betrek by ’n soort grenssituasie waarbinne elkeen homself tematies moet posisioneer. Telkens vind die leser lang dele monoloog waardeur die hoofkarakter homself bekendstel as spieëlbeeld van die jong Steyn, worstelend met bepaalde aktuele vraagstukke. Die dagboekinskrywing van 16 Julie (Steyn 1978: 47–49) is byvoorbeeld ’n drie bladsye lange monoloog deur die hoofkarakter oor sy gebondenheid aan sy Afrikanerskap en oor sy doelgerigtheid tot aksie, oor sy strewe om Afrikaans as minderheidstaal te beskerm, maar ook om die onregte uit die geskiedenis bloot te lê ter wille van ’n beter toekoms. Op bladsy 47 staan daar byvoorbeeld die volgende:

> Ook al misluk alles indien ons gevang sou word, dan nog het die planne wat ons beraam het, sin. As ons gevang word en daar kom ’n hofsaak, is ons getuienis – in Afrikaans – terselfdertyd getuienis van die Afrikaner wat nie wou gaan lê in die moeilikste en bitterste en hartseerste moontlike stryd nie, dié wat lyk of dit teen die volk is, maar in werklikheid vir hom, die stryd teen die ellende van sy eie mense, die ellende van onreg pleeg teen ander.

Hierdie aanhaling verteenwoordig ’n duidelike voorbeeld van hoe spanning by die leser gewek word aangaande die feitelikheidsgehalte van die inhoud. Waar die werklike Steyn deur die ingeligte leser raak te lees is in vele dele van die teks, verteenwoordig hierdie teksdeel ’n politieke uitspraak gelewer deur die hoofpersonasie – ’n soort uitspraak wat Steyn self waarskynlik nooit sou maak nie. Die monoloog as dramamatige element, en wat tot onderbou dien van hierdie verkapte outobiografiese teks, word daarom gesien as ’n vorm van denkeweergawe, van die kognitiewe proses – as ’n metode waardeur ons abstrakte konsepte kan omskep in konkrete menslike terme of waarmee ons ’n situasie by wyse van taaltekens kan daarstel en die afloop daarvan kan uitwerk (Esslin 1976: 20). Die leser as dekodeerder van die boodskap word deurgaans gekonfronteer met grensoorskrydings, veral met die tussen fiksie en werklikheid.

Die hoofkarakter tree gedurig in gesprek met óf die leser óf die ander karakters in die verhaal om abstrakte konsepte, deur middel van wat na 'n daadwerklike dramateks neig, aan bod te plaas. Vergelyk die volgende vertellersteksfragment (Steyn 1978: 48):

> Anton is reg. Woorde, woorde alleen is nie genoeg nie. Dade moet hulle daadwerklik steun. Is daar nie dieselfde verband tussen woorde en dade as tussen geloof en werke volgens Jakobus nie? Woorde is leuens as jy nie kan bewys jy bedoel wat jy met soveel oortuiging sê nie.

Selfs die dagboekinskrywings, as vertellings, gaan dus soms oor in die vorm van dialoog tussen die "ek" en die ander karakters. Die dagboekinskrywing van 6 Julie (op. cit. 23–25) is weer deurspek van dialoog, nie net tussen die hoofkarakter en Anton nie, maar ook tussen die onderwyser en sy seun en tussen die hoofkarakter en sy voorgeslagte:

> Gisteraand het ek nie geskryf dat ek Anton terloops vertel het van die drie jongelui en my verwondering nie. Hy het 'n rukkie stilgesit en gevra: "Het jy nie lus om een aand by mense in Lenasia te gaan kuier nie? Dan kan jy sien en hoor." Daarna bel hy iemand; binne 'n paar minute is 'n afspraak gereël vir vroeër vanaand. [...] Aanvanklik het ek vanaand ontuiserig en ongemaklik in die voorhuis gesit terwyl Anton en sy vriend, 'n taamlike senior onderwyser, gesels. 'n Seuntjie van omtrent vyf jaar het om die middeldeur by die sitkamer ingeloer. "Kom gee vir die ooms jou handjie," sê die pa. "Naand, oom," sê hy elke keer en laat lê sy sagte bruin handjie eers in Anton se hand en daarna in myne – en vergeet albei kere in verwondering, 'n gestolde nou, 'n hede sonder begin of einde, om dit weer uit te trek. Ná 'n rukkie sê sy pa: "Toe gaan speel maar eers weer." (Dis of ek die grootmense van my kinderjare hoor sê: "Toe, moenie die grootmense se tande sit en tel nie.")

'n Dramamatige aanbod verplig die toeskouer of leser om wat hy op die verhoog of in die dramateks sien, op presies dieselfde wyse te dekodeer as wat hy enige gebeurtenis wat hy in sy eie lewe ervaar, moet begryp of interpreteer. Op hierdie manier word die toeskouer of leser gelei om as 't ware saam met die karakter dinge te ervaar of beleef (Esslin 1976: 23–24). In bostaande dagboekinskrywing-aanhaling word 'n hele dramatiese toneel uitgespeel tussen ongeveer vyf karakters, binne 'n baie sensitiewe politieke, dramatiese konteks wat subtiel uit die verhalend-beskrywende dagboekinskrywings self na vore kom.

Outobiografiese werke bestaan nie noodwendig op sigself as outobiografieë nie, maar word op grond van bepaalde merkers as sodanig *gelees* of *geresepteer* (Van Coller & Van Jaarsveld 2005: 208). *Dagboek van 'n verraaier* kan as verkapte outobiografiese teks geïnterpreteer word op grond van talle teksinterne en -eksterne merkers. So byvoorbeeld is dit nie net die karaktereienskappe van die hoofkarakter wat gedeeltelik ooreenstem met die van Steyn nie; die leser word ook gekonfronteer met 'n bepaald bekende kultuurhistoriese geheue, veral ten aansien van ('n) bekende (weergawe van die) Afrikanergeskiedenis. Die teks wil dus 'n beeld bied van 'n Afrikanerindividu, gesien teen die agtergrond van 'n groter as die persoonlike Afrikanerverlede.

Ook op hierdie wyse word die leser geplaas in 'n grenssituasie waarbinne hy 'n ingeligte oordeel moet vel oor representasie as fiksie of werklikheid. Reeds in die eerste dagboekinskrywing van die roman, die van 29 Junie, leer die leser die hoofkarakter ken as moontlik te vereenselwig met Steyn self (Steyn 1978: 5):

> Laat ek, terwyl ek aan die gang is, maar al die ter sake geskiedenisse vertel. Ons was 'n klompie dosente aan 'n paar noordelike universiteite wat omtrent vier jaar gelede 'n gesprek oor "wit en bruin" gevoer het.

Die beskrywing van die tipiese Afrikanerplaas waarop die hoofkarakter, eweas Steyn, grootgeword het, word in besonderhede gedoen. Daar word ook direk verwys (op. cit. 9) na die dorp Petrus Steyn, in die distrik waar Steyn grootgeword het (op die plaas Omdraai-Noord):

> Het ons die dag van die rusie gebly by "onchristelik" en "verraaier" en "vrot Afrikaner" en al sulke onskuldige skelwoorde, het ons seker 'n rukkie daarna weer rustig koffie gedrink en gesels oor cholesterol, die nuwe graansuier op Petrus Steyn of die toordokter wat die plaasvolk so onder sy hiel het.

In die inskrywing van 11 Augustus maak die hoofkarakter pertinent melding (op. cit. 62) van sy besoek aan die plaas van sy kinderjare: "Vandag was die eerste dag ná vier of vyf jaar op Omdraai-Noord." Die foto's wat hy neem, word meer as afbeeldings van die omgewing – dit word visuele weergawes van die ruimte/plek van die hoofkarakter én van Steyn se grootwordjare (op. cit. 63):

> Op pad het ek darem myself reggeruk en vir die dokumentêre oor die platteland 'n hele paar strooise gefotografeer. Swart en wit, want dit maak die mooiste foto's. 'n Stomp hout, naakte maer kindertjies met 'n patetiese karretjie van blikkies en draad, 'n stroois met 'n groot stuk pleistering af, 'n maer vark wat aan 'n skottel snuffel.

Die politieke agtergrond van die tyd kom in die vertellings deurgaans na vore. Één voorbeeld (op. cit. 11-12):

> Ouma Maria, groot versoener van die twee families se teenstrydige patriotismes, het gemeen dat genl. Botha en genl. De Wet en genl. Hertzog almal, "op hul manier", reg was. 'n Mens moet darem onthou dis Botha wat gesorg het dat ons weer 'n goewerment kry en De Wet – dit is so, hy was 'n vuurvreter gewees, ... mens kan nie saamstem met baie van die goed wat hy gedoen het nie ..., maar dis tog weer die Rebellie wat gemaak het dat ons mense mekaar begin help het en dat die Nattes gewen het. En Hertzog, sy manier was op die ou end seker maar die beste.

'n Belangrike kontekstuele verwysing kom voor in die inskrywing van 26 Augustus (op. cit. 80): "In een van die koerante het 'n briefskrywer met die oog op die aankomende sesde September die moord op dr. Verwoerd in herinnering geroep." Die struktuur van die inskrywing is uiters funksioneel, want met die volgende doelbewus subjektiewe sin (ibid.): "Hierdie groot leier se baanbrekerswerk met die tuislande moet groter erkenning kry," word die leser onmiddellik betrek as medebepaler van die boodskap, omdat daar op subtiele wyse 'n reaksie by hom/haar ontlok word. Steyn self skryf krities-waarderend oor Verwoerd in van sy biografieë (byvoorbeeld in dele van *Die 100 jaar van M.E.R.*; Steyn 2004). Die koerantwese, wat deel uitmaak van die hoofkarakter maar ook Steyn se ervaringsverlede, duik deurgaans op as motief in die narratief: "Destyds was ek rêrig in dieptes van ellende. Ek was self koerantman." (Steyn 1978: 44) Die inskrywing van 16 Julie kan sonder twyfel parallel gestel word aan Steyn se daadwerklike betrokkenheid by die bevordering van Afrikaans en Afrikaneridentiteit. Vergelyk die volgende greep daaruit (op. cit. 47):

> Anton het my amper om die hals geval ... Dis die mooiste besluit van jou lewe. Dit sal jou lewe sin gee. Eendag as jy oud is en jy moet terugkyk, sal dit die een ding wees waarvoor jy dankbaar sal wees.

Wanneer die hoofkarakter bespiegel oor die latere relevansie van die handves waarmee hy besig is (op. cit. 49–50), verteenwoordig dit waarskynlik ook die kwessies waarmee Steyn as taalpolitikus en taalsosioloog geworstel het:

> En hoe belangrik sal die dinge wat hierin staan, nie oor tien, vyf of selfs minder jare lyk nie? Wat 'n eienaardige beeld sal die nageslag nie hê van ons tyd en ons mense as hulle in 'n argief sal moet lees ons moes sulke voor-die-hand-liggende versoeke [...] rig nie. En oor die waarde van die rand sal 'n mens moet sê ... maar dis die taak van die toekomstige historikus.

Steyn skryf in hierdie werk, soos reeds uitgewys, oor tipiese Afrikaneronderwerpe, byvoorbeeld aspekte van Afrikanernasionalisme, taal- en volksverraad, taalpolitieke en kultuurhistoriese temas, taal en identiteit, grensverskuiwing, weerloosheid op vele vlakke, onbegrip, verontregting en betrokkenheid. Uit die aard van sy ingesteldheid op die Afrikanerkonteks lewer hy ook tekste wat, uit wesensaard of struktureel, akkommoderend is van so ’n konteksgerigtheid: die dagboekroman, die biografiese werk en die outobiografie. Op hierdie wyse word daar ’n selfs sterker verwantskap bemiddel tussen die outeur, sy oeuvre en die karakters wat hy uitbeeld.

In die telkense rekonstruksie – al lesende – van die *Dagboek van ’n verraaier*-teks se soortlike vergestaltingsmoontlikhede, waarbinne vertelling oorloop in dialoog, word dialoogvoering op ’n besondere manier voltrek. Dit loop uit op ’n vorm van kommentaar deur die leser of van versinnebeelding van die leser se innerlike antwoord op die dialoog, of van vertelling wat lei tot ’n gesprek met die leser. Op hierdie manier word die hoofkaraktervoorstelling, die kontekstuele verwysings en die verbandleggings met die (lewe van die) skrywer self, op sig ’n nuwe dramatiese teks – een waarin die leser en die pasgenoemde “karakters” belangrike rolspelers word. Lanser (1981: 122) verwys in hierdie verband na die sogenaamde “textual voice”, wat verband hou met die begrip *implisiete outeur* – hier: Steyn. Die aanvoeling van die teenwoordigheid van laasgenoemde wek ’n soort verwagting by die leser aangaande hoe hy/sy die teks kan/moet interpreteer. Die hoofkarakter, binne sy deur tekens in die teks – en deur ekstratekstuele suggesties – daargestelde kontekstuele en persoonlike verbande, word die stem wat die leser semioties lei tot ’n interpretasie van die gegewe. Hierdie dinamiek verleen aan die teks iets van die spanningwekking wat die dramatiek kenmerk.

## Tekskenmerke wat die dagboekvariasie van die ek-roman in die gedagte roep

In ek-romans tree daar dikwels vertellers op wat vanuit ’n agternaperspektief hul ervarings verwoord. Die persoonlike aard van so ’n perspektief verleen daaraan ook iets van die verkapte outobiografie. Soos gesê, kan daar aangaande so ’n vertelhoek moeilik aanspraak gemaak word op objektiwiteit en feitelike korrektheid – juis aangesien die outobiografiese inslag ’n subjektiewe werklikheidseleksie en waarheidsweergawe veronderstel. Die ek-verteller kan egter op bepaalde tegnieke steun om meer geloofwaardigheid te verleen aan sy/haar belewenisweergawe, byvoorbeeld deur briewe en dagboekinskrywings te benut wat die teks kontekstueel

aanvul. In *Dagboek van 'n verraaier,* waar daar duidelik sprake is van 'n belewende ek-vertelling, word die leseridentifikasie op laasgenoemde wyse versterk, sodat dit van meet af aan die weg baan vir 'n meer dinamiese, dramatologiese leeservaring, waarvolgens wat vertel word, 'n onmiddellike-werklikheidsdimensie verkry.

Die verhaal begin op 29 Junie en loop af op 24 September; laasgenoemde lui soos volg (Steyn 1978: 123): "Dis dan die laaste inskrywing. 'Alles verlore heet my plaas.' Dit is verby. Hier eindig my toekoms." Hierdie slotinskrywing dui klinkklaar aan dat daar deur die dagboekaanpak in wese 'n appèl gerig word aan die lesersdeelname aan die belewenisse van die "ek". Die belewenisse van die vertellende "ek" word op so 'n manier aangebied dat hy, in die leser se geestesoog, feitlik dramaties-handelende karaktereienskappe aanneem.

Op sigself is hierin geen outobiografiese verband met Steyn geleë nie. Dit gaan hier om 'n "ek" as hoofpersonasie. Weens die vertelstrategie wat gevolg word, spreek hy (die hoofpersonasie) die leser as 't ware direk aan – en lok die leser tot meelewing en -denke uit. Eerstens doen hy dit deurdat hy dinge met die leser deel waaroor hy geen definitiewe opinie uitspreek nie – en wat dus die leser aanmoedig tot vorming van eie interpretasies/opinies. Die volgende passasie is 'n voorbeeld hiervan (op. cit. 18): "Van die inhegtenisname weet ek net van oorvertel; ek was minder as 'n jaar toe dit gebeur het." Tweedens laat hy episodevertellings en spreekbeurte doelbewus inmekaarvloei, wat dit vir die leser moontlik maak om deel te word van die konstruering van daardie gesprek. In die inskrywing van 5 Julie verwys hy byvoorbeeld na die twee Indiërs wat vir die soveelste keer weerskante van die jong witman loop en Afrikaans praat. Dan vra hy homself bepaalde sake daaroor af – vrae waarop hy nie self antwoorde verskaf nie. Dit word, kontekstueel gesien, uiteindelik vrae wat aan die leser gestel sou kon gewees het (op. cit. 21):

> Wat sou dit tog kon beteken? Is hulle samesweerders? ... Gesels hulle net? ... Waaroor? Is dit 'n gedwonge natuurlike vriendskap? Maar hoe in hierdie stad, hoe in hierdie provinsie, hoe in hierdie land, hoe op aarde raak 'n witte en twee bruines bevriend en loop hulle onbevange, ongeërg, ongeïnhibeerd na 'n onbekende bestemming?

Die argumente in die vertellings en in die dialoog verkry, gegewe die genologiese grensoorskrydings, 'n ruimer waarde, waardeur as 't ware 'n brug geslaan word om resonansie by die leser te bewerkstellig van die vertellerstem en sy dialoog. Dit word telkens verwoord deur die hoofpersonasie, die verteller of die outeur as dramamatige gespreksgenote van die leser in die kollektiewe gesprek oor die werklikheid.

Die teks word aangebied in dagboekvorm, ’n dokumentsoort wat ’n intiem-vertroulike en besonder persoonlike aanslag verteenwoordig. Die vertelstruktuur van die dagboekroman kom, wat die prosagenres betref, die naaste aan die struktuur van die dramatiese monoloog, aangesien die opeenvolgensaard van dagboekinskrywings ooreenkom met die tradisionele lineêre-narratief-aanbod van die dramagenre, met sy duidelik tydsgedrewe begin, middel en einde (chronologiese struktuur) van verhaalopenbaring. In die dagboekroman (soos die onderhawige) gebeur dit dan dat die verteller algaande al enger identifiseerbaar word met die protagoniskarakter, waardeur die leser die gebeure as gedramatiseerd – eerder as byvoorbeeld verhaald – aangebied ervaar. Reeds vanaf die inskrywing van 13 Julie is die vertellings deurspek met dialoogdele, tussen verskeie karakters (op. cit. 30–31). In die inskrywing van 14 Julie word D.J. Opperman aangehaal, gesprekke tussen kollegas oor taalverskuiwing en verengelsing weergegee en opinies van ’n bruin intellektueel gesiteer. Die leser leef hom/haar deur hierdie proses in, of voel betrokke, by die karakter(s) se innerlike ontwikkeling. Die opeenvolgende gebeure, as dagboekinskrywings weergegee, word momente van groeiende betrokkenheid en innerlike respons – soos by dramaproduksies. Elke nuwe vertelde insident verkry, vanweë die konvensionele verwagting aangaande die onmiddellikheidsaard van die dagboekinskrywing, iets onvoorspelbaars – wat ruimte skep vir antisiperende lesersverbeelding. Of in die woorde van Esslin (1976: 112) aangaande die dramagenre in hierdie verband:

> In drama the onus is on the audience to find the meaning, arrive at our own interpretation of the implied action or events. That is why drama is more ambivalent than the novel, where, even when the author refrains from comment or interpretation, the linear sequence of events in the narration presents them in a sequence which already contains their significance.

## Tekskenmerke wat aan die raamvertelling of geraamde ek-vertelling as subgenre herinner

Die raamvertellingsroman, waarin ’n verhalende geheel opgebou word uit die samespel van een of meer “binne”-vertellings omlys van ’n “omramende” vertelling, kan struktureel gemaklik getransponeer word om ’n gedramatiseerde teks te vorm. Die vertelsituasie in die raam word op so ’n wyse aangebied dat dit gedurig die binne-vertellings, wat in terme van tyd- en ruimtelike aanbod van die raam

onderskei staan, oproep (Johl 1992: 414). Die vraagstukke wat deurlopend deur die karakters in die binnevertelling geopper word, gaan op subtiele wyse oor om verteenwoordigend van die gedagtes van die leser te word, om só die leser se rol as medebepaler van die boodskap te verseker. ’n Voorbeeld uit *Dagboek van ’n verraaier* (Steyn 1978: 102–103):

> “Maar ek wil by daardie vraag uitkom. Wat dink jy oor die toekoms? Hoe sou ’n ideale Suid-Afrika volgens jou wees?” “Wel, ten minste ’n regverdige samelewing. Almal moet kan deel in die besluitnemingsprosesse. Almal moet ’n aandeel kry in die vet van die land.” “Maar wat ek wil weet, is watter soort politieke stelsel wil jy hê? ... Wat?”

Binne die subgenre van die geraamde enkelvertelling is daar gewoonlik sprake van ’n verteller wat ’n dokument, soos die dagboek, as instrument gebruik om ’n outentiek aandoenende verhaal te konstrueer – in die geval van die enkelvertelling, hoofsaaklik die verhaal van die hoofpersonasie. Sy/haar uiteindelike verhaal kom eintlik deur die binnevertelling na vore (Maatje 1977: 145–146) .

In *Dagboek van ’n verraaier* vertel die hoofpersonasie ’n verhaal, struktureel aangebied as sy dagboek, waarin die opstel van die manifes vir die versetbeweging teen die regering sentraal staan in die intrige. Die eintlik komplekse verhaal van verraad en verset, wat as bekende tematiek universeel verteenwoordigend word, ontvou uit die dagboekinskrywings en word herhaaldelik deur die raamfragmente (in die mond van die hoofpersonasie in die rol van die verteller gelê) onderbreek. Hierdeur word reeds spanning by die leser gewek aangaande die grens tussen fiksie en werklikheid as moontlikhede. Die omraamde vertelling vind uiting in die narratiewe dele van die opeenvolgende dagboekinskrywings. Die binnevertelling word vertel deur die hoofkarakter in sy gesprekke met ander karakters, in die ander karakters se gesprekke met mekaar en met die hoofkarakter, en word aangevul deur die verhaalmateriaal geïmpliseer uit dít wat verswyg word. Uiteindelik word die binnevertelling ook gekonstrueer deur die leser se interpretasie van die karakter binne ’n bepaalde gedeelde verhaalkonteks, of die gebeure waarby hy betrek word fiktief óf histories eg is.

Die raamvertelling self word aangedien as ’n soort deurlopende, rituele kontrole of bevestiging van dit wat in die binnevertelling verhaal is. As gevolg van die soortlike eienskappe van die raamvertelling kan maklik gesê word dat dit kenmerke bevat wat herinner aan elemente van die dramagenre (volgens, byvoorbeeld, Elam 1980: 87–95). Die raamvertelling kan dus (deels) in dramatologiese terme vertaal word

as bevattende die verhooginkleding, waarbinne die handeling en dialoog van die karakter(s) afspeel (die binnevertelling). Maatje (1977: 143) noem die dramasoort wat herinner aan die raamvertellingsroman, die "kaderdrama of raamdrama", ook bekend as spel-binne-die-spel (kyk ook Elam 1980: 90). Die binnevertelling lewer – uit die deurlopende, rituele bespiegelings oor waarheid en verdigsel, rewolusie en distansiëring, ideaal en werklikheid – kwelvrae op wat die leser saam met die karakters laat besin oor waar die antwoorde lê.

In sy mees uitgebreide verband impliseer so ’n benadering tot die aanbod van die verhaalgegewe dat ’n fyn spel plaasvind met (dramamatige) verhaalvertelling en ritueel-as-gebeurtenis. Op historiese vlak is toneel en godsdiensbeoefening baie eng verwant, omdat hulle gemeenskaplik gewortel is in die ritueel. Die vraag is wat die aard van die ritueel behels, en wat ritueel en drama in gemeen het. Albei impliseer ervarings van ’n kollektiewe aard. As sosiale wese kan die mens nie in isolasie leef nie, en word hy/sy in beginsel verplig om lid van ’n gemeenskap, ’n samelewing, ’n stam, ’n nasie te wees; ’n wese wat diep afhanklik is van kollektiewe ervarings vir singewing. Die identiteit van ’n sosiale groep bestaan per definisie uit gemeenskaplike gebruike, oortuigings en konsepte, uit die gedeelde benutting en onderskrywing van taal(-tekens), mites, wette en gedragsreëls. Maar bowenal moet die groep, en elke individu wat daartoe behoort, die gekonstrueerde kollektiwiteitsidentiteit ervaar – en ritueelbeoefening is een van die middele om juis dit te doen. ’n Dramamatige teatergebeurtenis kan gesien word as ’n soort ritueeluitvoering. Die dramakant van die ritualistiese manifesteer hom in die mimetiese aspek wat alle rituele bevat, naamlik ’n hoogs simboliese en metaforiese (eenheid van) handeling. Die resultaat van (deelname aan of vereenselwiging met) sodanige mimetiese aksie is ’n verhoogde vlak van bewussyn, ’n onvergeetlike insig in die aard van die bestaan, ’n hernude kragtige inspuiting wat dit vir die individu moontlik maak om die werklikheid in die gesig te staar (Esslin 1976: 27–28).

Die dramaties geaarde gegewe in groot dele van *Dagboek van ’n verraaier* werk meesleurend; die dialoogaanbod betrek die leser op dramatologiese wyse, sodat die aanraak van aktuele kwessies van die tyd daarin uitgroei tot ’n meer universele worsteling met vraagstukke (tot ’n soort innerlike grensoorskryding). Van laasgenoemde dien die volgende twee (gedagtestroomagtige) passasies uit die werk (Steyn 1978: 29 en 47, onderskeidelik) tot voorbeeld:

> Maar waar is die argumente, redelike argumente? [...] Daar is die kwessie van moedertaal. As jy nie ’n taal leer nie, kan jou denke nie ontwikkel nie en die taal sou nie daar gewees het as die volk nie die organisme was wat die taal aan die lewe gehou het nie. [...] En ’n mens

> moet, jy moet aan iets, jy behoort jy behoort jy behoort aan iets, jy moet sal ek sê gebonde wees soos aan jou familie, jy behoort te behoort aan iets, jy moet sal ek sê gebonde wees aan mense wat soos jy self is en ek dink ’n enkeling kan eintlik net onder sy eie mense kan hy behoorlik tot sy reg kom, mense wat dieselfde soort verwysingsraamwerk het omdat hulle dieselfde dinge deurgemaak het en ek dink mens kan net by jou eie mense na behore tot ontplooiing kom, ek bedoel nou met agtergrond dat hulle dieselfde soort vrese en smarte het [...].

Wat waar is van die enkeling, is waar van die volk. Die Volk is die Individu met hoofletters. Die hand van vriendskap kan jy namens jou volk aan ander gee.

Esslin (1976: 29) beweer in hierdie verband:

> When thinking of drama we are reminded of the very basic nature of the dramatic and that it pervades practically all manifestations of social life. In ritual as in theatre a human community directly experiences its own identity and reaffirms it. This makes drama and theatre an extremely political form of art. [...] All drama is therefore a political event: it either reasserts or undermines the codes of conduct of a given society at a certain time.

In Steyn se roman verkry die binnevertelling uiteindelik universele waarde in die vereensewiging van die leser met die karakter(s) – in die psigologiese grensoorskryding tussen hulle – naamlik in die strewe om (die sleutels tot) vrede en regverdigheid vir die hele mensdom te vind.

## Tekskenmerke wat iets van die bewussynstroomroman as subgenre oproep

Die innerlike monoloog, wat kenmerkend deel van die struktuur van die bewussynstroomroman vorm, dien om die illusie te skep van ’n direktheid, ’n onmiddellikheid in die weergawe van die bewussynsaktiwiteit van die uitgebeelde karakter. In sulke werke gaan dit dus nie soseer om die verhale wat vertel moet word nie, maar om die vormmoontlikhede van vertelling. In hierdie narratologies eksperimentele aanslag is die moontlikhede van die grensoorskryding geleë, genologies, stilisties of inhoudelik. So word die weg gebaan vir die transformasie van een genre na ’n ander, van een werklikheid na ’n ander, van fiksie na waarheid of andersom. Die wyse van vertelling word in hierdie soort roman deel van

die verhaaltematiek, terwyl die leser deurlopend ’n medebepalende rol in die verwesenliking van die boodskap van die werk speel.

In ’n bewussynstroomroman val die klem eerstens op die binnewêreld van die karakter; ’n kenmerk wat noue aansluiting vind by die van binnevertellings in sogenaamde raamdramas. Die noodwendige gevolg van die klem op die hoofkarakter (se bewussyn), is dat die kontekstualiserende buitewêreld van die bewussynstroomroman ’n gesubjektiveerde werklikheid word; iets wat slegs in relasie tot die bewussyn van die hoofkarakter bestaan.

Vandaar dat, in ’n werk soos *Dagboek van ’n verraaier* met sy sosiopolitieke betrokkenheid, die benutting van die dagboekvorm as strategie dien om sodanige kontekstualisering ’n outentieker aanskyn te gee. Die dagboekinskrywings speel, gesien vanuit ’n dramatologiese genrehoek, as ’t ware die rol van didaskalia ter oriëntering of inbedding van die karakters se handeling. Dit word ’n aftekening van die intrige wat die handeling en dialoog voortstu. Die hoofkarakter in die bewussynstroomroman is gewoonlik ook eksistensieel geradikaliseerde karakters, aangesien die besef by hulle bestaan dat alles wat werklikheid is, gerelativeer kan word. Die hoofkarakter in Steyn se boek stel voortdurend fundamentele vrae oor die beplande rewolusie, wat soortgelyke vrae in die leser se gemoed (kan) ontketen en waardeur hy/sy geboeid kan bly deur die ontvouing van die dramatiese handeling. ’n Voorbeeld (Steyn 1978: 16) “‘Brei ’n bietjie uit op wat jy gisteraand gesê het. Van die ander soort verset.’” (Verdere voorbeelde kom voor op bladsye 38, 39, 46, 53, 83 en 92 van *Dagboek van ’n verraaier*.) Die leser neem, invullenderwys, as ’t ware deel aan sodanige gesprekvoering.

Die grondliggende probleemstelling in die tipiese bewussynstroomroman is ’n postmodernistiese een: Wie is ek, waar hoort ek en wat is die sin van alles? En: Wat is ek bereid om alles te doen, en op te offer, ter bereiking van dit waarin ek glo? Die eksistensiële aard van die probleemstelling, as ’t ware onmiddellik beleef via die bewussynstroomweergawe van wat in die karakter se gemoed afspeel – binne ’n herkenbare konteks – bevorder lesersbetrokkenheid in die verwesenliking van die teksboodskap. So ’n teksaanbod verteenwoordig wat Stanzel (1971: 36) die “personale vertelsituasie” noem. Dit is hierdie innerlike monoloog (in die ek-vertellervorm) wat die illusie skep dat die leser direkte insae het in die gedagtewêreld van die karakter. Aansluitend hierby is Friedman (1971: 127) se onderskeiding van die sogenaamde “multiple selective omniscience” in bepaalde teksaanbiedings deur die vertelinstansie, waarvolgens die leser selfs insae kry in die gedagtewêreld van meerdere karakters. Hierdeur word selfs meer moontlikhede vir die transformasie tussen romanaanbod en dramatiese teks geopen.

> The internal monologue is usually regarded as the domain of the radio drama. The absence of the visual dimension forces the radio listener to visualise the action of the play for himself, placing it literally inside his own head, his own imagination. The objective world can be conjured up and because of the fact that this world is internalised, it is left to the listener or audience to decide whether they have experienced reality or fantasy, dream or fact. (Esslin, 1976: 81)

*Dagboek van 'n verraaier* kan, gegewe die mate waarin dit bogenoemde kwaliteite besit, 'n dramatologiese ervaring word waarin die karakters as 't ware lewe kry soos op die verhoog en soos deur die meelewende leser opgeroep uit die bladsye van die geskrewe teks.

Anders as wat by die aanhoor van 'n radiodrama kan gebeur, word 'n dramatologiese lesing van Steyn se werk bevorder deur die aanbod van die simboliese en van visuele suggestie daarin. Die wêreld van die *Dagboek van 'n verraaier*-teks word nie net deur literêr-strukturele middele tot stand gebring nie. Simbole tree in konkrete gestalte na vore. Anton se karakter word meermale voorgehou as 'n soort verpersoonliking van die gewete van die leser. Vergelyk (Steyn 1978: 42–43):

> "Ja, Afrikaans, Afrikaans is aan 't ... Want Afrikaans is aan is aan..." "Nee, moenie daardie woord uitspreek nie." "Dis nie die wóórd wat die dood tot gevolg het nie. Party glo aan die 'beswerende krag van die woord', glo jy aan die beswerende krag van die nie-woord, die opsetlike verswyging?" [...] "As ons maar daardie tyd kon terugkry, as ons maar die vervloë tyd kon laat herleef, [...] as werklikheid met moontlikhede[.]" [...] "Ons – van die verlede se toekoms – moes aan die verlede se hede kon gaan vertel het hoe die toekoms van daardie verlede se hede móés gelyk het, sóú moes gelyk het."

Op soortgelyke wyse word die dagboekgeskrif in die verbeeld dramatiese spel self uitgebou tot simbool van verraad deur én teen die hoofkarakter (op. cit. 55): "Desondanks sal ek moet oppas dat hierdie dagboek my nie verraai nie." Later word hy selfs gewaarsku dat hy nié die boek moet skryf wat hy beplan nie (op. cit. 122):

> Jy skryf jy wil 'n boek skryf van hierdie hierdie ding van jou? [...] Van hierdie dagboek? [...] Moenie hierdie boek skryf nie! ... Moenie hierdie boek van jou skryf nie! Los dit! Ek pes jou softie-treurmares oor ondergang en grafte en ballinge. Dis jou soort wat ons in ons moer in skryf. [...] Jy grens Afrikaans dood! Jy vrees ons vrek!

’n Laaste toevoeging tot die aanbod van visuele suggestie om ’n dramatologiese lesing van die roman moontlik te maak, is die slim gebruik van die kameragegewe. Die hoofkarakter benut naamlik ’n kamera om spore van die verlede op die platteland te boekstaaf. Ook die tekenende manier waarop toneelinkleding plaasvind, hoort hierby. In die inskrywing van 3 September kom ’n volledige beskrywing van Gert se woonstel voor wat nie net die ruimte teken nie, maar duidelik ook karaktereienskappe van hom invul (op. cit. 87–88):

> Hy het ’n taamlike groot boekrak wat heeltemal vol boeke staan. Machiavelli: dié kan ’n mens verwag; heelwat van Van Wyk Louw ... taamlik geskiedenis want dit was mos sy Honneurs-vak. Aan die muur is verskillende plakkate en goed, maar veral een groepie boei my: afdrukke van bekende skilderye, tekeninge en spotprente uit die tyd ná die Franse Revolusie. [...] Op die tafeltjie langs sy bed lê ’n boek waarin Gert blykbaar nou op die oomblik lees: *De Feniciërs* deur Gerhard Herm. Dele is onderstreep of merkies by gemaak [...].

Die kameramotief is die mees konkrete teken/simbool van die manier waarop die visuele in woorde vasgevang word in die roman. Op hierdie manier word die vervaging van die grens tussen die geskrewene en die visuele aangedui. Hieraan herinner ’n optekening soos die volgende (op. cit. 84): “En dit val my nou-nou eers by dat ek ook vergeet het om te vra wat geword het van my filmpies oor die troue in Soweto en die treinryery, en ook my foto’s van strooise en ander goed.” Telkemale loop beskrywings van foto’s oor in gevoelsuggesties, in sinspelings op betekenisse wat agter die foto-oppervlakke verskuil lê (op. cit. 98):

> Dis ’n aardige gevoel. Jy neem ’n foto van een van die huisies wat so laag is dat jy omtrent met jou hand op die dak kan druk, jy loer by ’n gordynlose stukkende ruit in en sien ’n paar matrasse verstrooi op die moddervloer lê. ’n Ou vrou skuifel by haar voordeur uit om ’n vuurtjie in die buite-bakoond aan te pak. ’n Maer brak knor vir jou met sy tande onheilspellend ontbloot. Jy klim in jou motor en jy dink aan Soweto en ry ...

## Slotopmerkings

Op paradoksaal wyse behels die navorsing oor teater- en dramatiese kommunikasie eintlik ’n ontkenning van dit wat die konvensionele beskouing geword het aangaande wat die drama van die ander genres onderskei.

Die Franse linguis George Mounin bevraagteken reeds in 1969, so dui Elam (1980: 33) vertalend uit die Frans aan, die gangbare beskouing aangaande die akteur-toeskouer-relasie (in die geval van *Dagboek van 'n verraaier* – as roman, maar ook as dramatologies geaarde tekstipe gesien – die skrywer-leser-relasie) as 'n eenrigting kommunikatiewe verhouding. Dit doen hy op grond daarvan dat werklike kommunikasie – waarvan 'n situasie van talige wisselwerking tussen deelnemende partye vir hom die primêre voorbeeld is – afhang van die kapasiteit wat die rolspelers toon om dieselfde konteks en kodes te begryp vir suksesvolle interpretasie, watter tekstipe ook al ter sake is. Mounin se beskouing van die dramatologiese kommunikasie berus, aldus Elam (1980: 34), in wese op 'n stimulus-respons-model, waarbinne eenduidig veronderstelde tekens 'n veelheid van reflekse of dekoderings binne 'n gedeelde konteks wek – iets wat nie noodwendig altyd deur dialoogweergawe in die drամateks alleen na vore kom nie.

Die hoofbeswaar wat Mounin teen die heersende kommunikatiewe status van die dramavertoning opper, is dat die dramatologiese situasie, volgens hom, nie net in dramavertonings/toneelopvoerings setel nie. Dit sou, kan 'n mens in die lig van al bostaande aflei, ook in die dagboek, die verkapte outobiografie, die bewussynstroomroman, die ek-roman en die raamvertellingsroman as (literêre) kommunikasiesituasies kon voorkom. Die innerlike (waarnemers-)belewing van handelingseenhede, van karakteruiting, van konflik en botsing en intrige, is in die konkretiserende lees van enige teks moontlik, naamlik waar sender en ontvanger, op kommunikatiewe eweknievlak, 'n stel tekens en kodes kodeer en dekodeer. In terme van so 'n semiotiese teksbenadering word die leser dan, op 'n pragmatiese vlak, as 't ware medebepaler van die teksboodskap. Elam (1980: 34) vat dit (soos deur my vertaal) soos volg saam: As die sender en ontvanger mekaar se kodestelle ken, is dit glad nie nodig dat die twee kodes presies oorvleuel, of dat hulle mekaar se boodskappe presies hoef te kan vertaal, om suksesvolle dramatologiese kommunikasie te bewerkstellig nie. 'n Redelik ervare toeskouer (leser) sal die vertoning (teks) ten minste ongeveer kan verstaan op grond van die dramatologiese en teaterkodes wat deur die toneelkunstenaars (of deur die skrywer) aangewend word. Die veronderstelling van sodanige bevoegdheid aan die kant van die leser vorm die basis vir die dramatologiese lesing van *Dagboek van 'n verraaier* soos in hierdie hoofstuk aangedurf. Die talle vorme van grensoorskryding in die werk wat tot hiertoe aangetoon is – byvoorbeeld, op primêre (verhaal-)vlak, tussen fiksie en werklikheid; of, sekondêr, tussen vorm en inhoud of tussen genresoorte in die vertelproses – wakker verhewiging van die leser se interpretatiewe sensitiwiteit

maksimaal aan, sodat die besondere (dramatologiese) dekodering wat in hierdie hoofstuk aangepak is, geldigheid verkry.

Dit is duidelik dat verrekening van genologiese grensoorskrydings van groot belang is by die dekodering van *Dagboek van 'n verraaier*. Die funksie van die dramatologies geaarde taalaanwending speel, op indeksikale wyse, 'n referensiële rol om 'n dinamiese konteks op te roep waarbinne die handelingseenhede, karakters, konflik en botsing en intrige van die uitgebeelde tekswêreld aktief deelnemend deur die leser gedekodeer kan word – as 't ware soos 'n teaterganger teenoor 'n toneelopvoering sou reageer.

*Universiteit van die Vrystaat*

❖

# Bronnelys


Abbott, H.P. 1988. Autobiography, Autography, Fiction: Groundwork for a Taxonomy of Textual Categories. *New Literary History,* 19(3):597-615. https://doi.org/10.2307/469091

Aristotle. 1965. Ars poetica. In Dorsch, T.S. *Classical Literary Criticism*. Harmondsworth: Penguin, pp. 153.

Botha, E. 1987. Afrikaans en die prosa. In *Prosa-kroniek*. Kaapstad: Tafelberg, pp 25-39.

Bourdieu, P. 1986. L'illusion biographique. *Actes de la recherche en sciences sociales* 62/63: 69-72. https://doi.org/10.3406/arss.1986.2317

Brink, A. P. 1976. "Steyn se prosa nie op hoë peil van sy poësie". *Rapport*, 31 Oktober: bladsy onvermeld.

Brockett, O. G. & Ball, R. J. 2011. *The Essential Theatre* (Tenth Edition). USA: Wadsworth.

Carstens, W. 2013. Op pad van 'n verdeelde na 'n gedeelde toekoms in die Afrikaanse taalgemeenskap: Die rol van die Afrikaanse Taalraad in die proses van versoening. *LitNet Akademies*, 10(1):447-483.

Cloete, T.T. (red.). 1992. *Literêre terme en teorieë*. Pretoria: HAUM-Literêr.

Elam, K. 1980. *The Semiotics of Theatre and Drama*. London and New York: Methuen.

Erasmus, M. 1995. Die verlede en versoening: Afrikaanse oorlogsliteratuur as (alternatiewe) bron van geskiedskrywing oor die indiwidu. *Literator*, 16(2):137‑155. https://doi.org/10.4102/lit.v16i2.617

Erasmus-Alt, J. 2016. Grensoorskryding in *Alfabet van die Voëls* deur S.J. Naudé en *Sondag op 'n voëlplaas* deur Johann Nell. Ongepubliseerde PhD-proefskrif. Bloemfontein: Universiteit van die Vrystaat.

Esslin, M. 1976. *An Anatomy of Drama*. London: Temple Smith.

Friedman, N. 1971. Point of view in fiction: The development of a critical concept. Opgeneem in Stevick, H. 1978. P. (ed.). *The Theory of the Novel*. United Kingdom: Simon & Schuster, pp. 108‑137.

Goffman, E. 1974. *Frama Analysis*. Harmondsworth: Penguin.

Grobler, J. 1978. Dié Jaap Steyn toon dat hy nuwe leier van Sewentig is. *Hoofstad,* 27 Julie:bladsy onvermeld.

Hugo, D. 1988. *Die digter en sy middele: 'n ondersoek na die vernufpoësie in Afrikaans.* Ongepubliseerde DLitt-proefskrif. Bloemfontein: Universiteit van die Oranje-Vrystaat.

Hugo, D. 2016. J.C. Steyn (1938‑.) Poësie. In: Van Coller, H.P. (red.), 2016:712‑715.

Johl, J.H. 1992. Raamvertelling" In Cloete, T.T. (red.), 1992:414‑416.

Lang, K. 2001. Existence on the threshold: liminal characters in the works of A.S. Byatt. *Limen. Journal of Theory and Practice of Liminal Phenomena:*3. http://limen.mi2.hr/limen2-2001/lang.html [30 Julie 2018].

Lanser, S.S. 1981. *The Narrative Act: Point of View in Prose Fiction*. Princeton: Princeton University Press.

Maatje, F.C. 1977. *Literatuurwetenschap: grondslagen van een theorie van het literaire werk*. Utrecht: Oosthoek.

Malan, C. 1984. Verhouding en gesprek in geëngageerde romans. In: Van Coller, H.P. & Van Jaarsveld, G.J. (reds.), 1984:46-60.

Mann, G. 1961. *A Sketch of my Life: Autobiographical Essay*. Translated by H. T. Lowe-Porter. London: Secker & Warburg.

Mounin, G. 1969. *Introduction àla sémiologie*. Paris: Les Editions de Minuit.

Opperman, D. 2004. Boesman my seun, In Opperman, D. *Vyfmylpaal.* Pretoria: Protea Boekhuis, pp. 9-45.

Ratiani, I. 2007. Theory of liminality. *Litinfo. Georgian Electronic Journal of Literature*, 1(1):ongenommerde bladsye. http://www.litinfo.ge/issue-1/ratianiirma.htm [30 Julie 2018].

Scheepers, R. 2016. J.C. Steyn (1938-) Prosa. In Van Coller, H.P. (red.), 2016:715-720.

Snyman, H. 1981. Die "spel" in *Die grammatika van liefhê*. *Verkenningsvlugte: opstelle oor die literêre en literêr-semantiese temas*. Johannesburg: Perskor.

Stanzel, F.K. 1971. *Narrative Situations in the Novel*. Translated by James P. Pusack. Indiana: Indiana University Press.

Steyn, J.C. 1975. *Die grammatika van liefhê.* Kaapstad: Tafelberg.

Steyn, J.C. 1976. *Op pad na die grens.* Kaapstad: Tafelberg. https://doi.org/10.1080/02580144.1976.10426508

Steyn, J.C. 1978. *Dagboek van 'n verraaier.* Kaapstad: Tafelberg.

Steyn, J.C. 1982. *Tuiste in eie taal. Die Behoud en Bestaan van Afrikaans.* Kaapstad: Tafelberg.

Steyn, J.C. 1985. *Die verlore vader.* Kaapstad: Tafelberg.

Steyn, J.C. 1987. *Trouwe Afrikaners.* Kaapstad: Tafelberg.

Steyn, J.C. 1991. *Hoeke boerseuns ons was.* Kaapstad: Tafelberg.

Steyn, J.C. 2004. *Die 100 jaar van M.E.R.* Kaapstad: Tafelberg.

Steyn, J.C. 2008. *Sonkyker. Afrikaner in die verkeerde eeu.* Kaapstad: Tafelberg.

Steyn, J.C. 2014. *"Ons gaan 'n taal maak." Afrikaans sedert die* Patriot-*jare*. RSA: Kraal Uitgewers.

Steyn, J.C. 2016. *Afrikaner-joernaal. 'n Vervolgverhaal in 365 episodes. RSA: FAK.*

Stout, J. 1982. What is the meaning of a text? *New Literary History*, XIV(1):1-12. https://doi.org/10.2307/468954

Turner, V.W. 1974. *Dramas, Fields, and Metaphors; Symbolic Action and Human Society*. Ithaca: Cornell University Press.

Van Coller, H.P. 1990. *Afrikaanse literatuur oor die gewapende konflik in Suider-Afrika sedert 1963: verslag.* Bloemfontein: Universiteit van die Oranje-Vrystaat.

Van Coller, H.P. 1992. Grensliteratuur. In: Cloete, T.T. (red.), 1992:153-156.

Van Coller, H.P. (red). 2016. *Perspektief en Profiel: 'n Afrikaanse literatuurgeskiedenis*, deel 3. Pretoria: Van Schaik Uitgewers.

Van Coller, H.P. & Van Jaarsveld, A. 2005. Konfrontasie en vergifnis: ’n Outobiografiese lesing van *Boesman my seun* (2004) deur Deon Opperman. *Tydskrif vir Nederlands en Afrikaans*, 12(2):206–224.

Van Coller, H.P. & Van Jaarsveld, G.J. (reds.). 1984. *Woorde as dade*. Durban/Pretoria: Butterworth-Uitgewers.

Van den Berg, C. 2016. J.C. Steyn (1938–). Prosa sedert 1991. In Van Coller, H.P. (red.), 2016:720–724.

Van der Merwe, C. & Snyman, N.J. 1990. Semiotiese fokus op die gedig as estetiese teken-objek. *Literator*, 11(2):95–108. https://doi.org/10.4102/lit.v11i2.804

Van der Merwe, C.N. 1988. ’n Analise van *Dagboek van ’n verraaier*. *Sirkel en sfeer. Opstelle oor literatuur en werklikheid*. Kaapstad: Perskor, pp. 55–64.

Van der Merwe, C.N. 1992. Die verlore Afrikaner droom. *South African Literary Review*, 2(1):16–17.

Van Zoest, A. 1978. *Semiotiek*. Baarn: Ambo Basisboeken.

Van Zyl, I. 1977. Steyn beeld paradoks van ons politiek uit. *Die Suidwester*, 17 Januarie: bladsy onvermeld.

Viljoen, L. 2004. “’n Brief in ’n bottel”: ’n Lesing van Karel Schoeman se *Die laaste Afrikaanse boek*. *Journal of Literary Studies*, 20(1–2):109–131. https://doi.org/10.1080/02564710408530347

Viljoen, H. & Van der Merwe, C.N. 2004. *Story-scapes*. New York: Peter Lang Publishing.

# Naskrif

## Oor die bydraers tot hierdie boek

**Pirow Bekker** was onder meer joernalis en dosent in Afrikaans en Nederlands aan die Universiteit van die Vrystaat, die Universiteit van Stellenbosch en Unisa. Naas dig- en kortverhaalbundels, romans en dramas, tel onder sy skryfwerk ook sy gepubliseerde proefskrif *Die titel in die poësie* en ’n studie oor die kwatryn. Hy skryf: "Ek kom ’n lang pad met Jaap Steyn saam. Sedert die tyd toe ons ten nouste saamgewerk het by die koerant waaroor hy in *Sonkyker* verslag doen, is dit steeds ’n eer om hom as vriend te ken."

**Wannie Carstens** is afgetrede professor in Afrikaanse taalkunde aan die Noordwes-Universiteit (Potchefstroom). Hy is die skrywer of medeskrywer van verskeie boeke oor die Afrikaanse taalkunde, waarvan die jongste *Die storie van Afrikaans: uit Europa en van Afrika. Biografie van ’n taal* (Protea; 2017, 2019) is. Voorheen het hy gedien as mederedakteur van *Kontemporêre Afrikaanse Taalkunde* en *Ons kom van vêr*. Hy was voorts betrokke by etlike Afrikaanse organisasies, onder meer as voorsitter van die SA Akademie vir Wetenskap en Kuns asook die Afrikaanse Taalraad.

**Johann de Lange** ontvang vir sy debuutdigbundel, *Akwarelle van die dors* (1982), die Ingrid Jonkerprys. Agt verdere bundels volg, waarvan *Wordende naak* met die Rapport- en *Die algebra van nood* met die Hertzogprys bekroon word. Twee kortverhaalbundels van hom, *Vreemder as fiksie* en *Tweede natuur*, sien ook die lig. Hy tree op as (mede-)bloemleser van gay-verhale (*Soort soek soort*) en erotiese digkuns (*Die dye trek die dye aan*); ook uit die werk van indiwiduele digters (Lina Spies, 2010; Wilhelm Knobel, 2011). Hy vertaal voorts keure uit die poësie van Wilma Stockenström (2007) en die verhale van Herman Charles Bosman (2013).

**Annette de Wet** is verbonde aan die Universiteit van die Vrystaat (UV) se Eenheid vir Taalontwikkeling in die Sentrum vir Onderrig en Leer. Aanvanklik het sy haar loopbaan aan die UV aan die sosiolinguitiek gewy binne die vakgroep Afrikaans en Nederlands, waar sy ’n PhD voltooi het met as titel *Swartafrikaans as ’n aanleerdersvariëteit in die Vrystaat: ’n studie aan die hand van die intertaalteorie*. Vanaf 2014 is sy betrokke by die ontwikkeling van akademiese geletterdheid en haar navorsing is gerig op die assessering van die impak van die geletterdheidsprogram aan die UV.

**Hans du Plessis** verwerf in 1975 ŉ doktorsgraad in Afrikaanse taalkunde aan Unisa. Sedert 1981 is hy professor in Afrikaans aan die Noordwes-Universiteit (Potchefstroom) en tree einde 2011 aldaar af as direkteur van die ATKV-Skryfskool. Hy was tot onlangs nog as navorsingsgenoot werksaam aan die NWU. Hy debuteer in 1978 as skeppende skrywer. Daarna verskyn nog vyf digbundels, nege prosawerke en verskeie verhoogstukke. Hy ontvang die CR Swart-prys vir tienertoneel, die ATKV-kinderboekprys, ŉ erepenning van die Suid-Afrikaanse Akademie en die CBSA-prys.

**Theodorus du Plessis** is hoogleraar in Taalbestuur en hoof van die departement Suid-Afrikaanse Gebaretaal en Dowe-studies aan die Universiteit van die Vrystaat. Hy is hoofredakteur van die Van Schaik Uitgewers-reeks “Studies in Language Policy in South Africa”, asook van die SUN MeDIA-reeks “Taalregtemonitor”. Verder dien hy as mederedakteur van die vaktydskrif *Language Matters. Studies in the Languages of Africa* (Unisa/Taylor&Francis) en as redaksielid van die internasionale vaktydskrifte *Language Policy* (Springer) en *Language, Culture and Curriculum* (Taylor&Francis).

**Rufus Gouws** is professor in Afrikaanse taalkunde aan die Universiteit van Stellenbosch. Sy navorsing fokus primêr op die metaleksikografie en woordeboeknavorsing. Hy vul sy werk in die teoretiese leksikografie aan met aktiewe deelname aan die leksikografiepraktyk as redakteur/mederedakteur van verskillende woordeboeke, onder meer die bekende Afrikaanse woordeboek HAT, die internasionale *Wörterbuch zur Lexikographie und Wörterbuchforschung/Dictionary of lexicography and dictionary research* (met Afrikaans as een van die tale van dié woordeboek) en ANNA, die vernuwende woordeboek met Nederlands en Afrikaans as taalpaar.

**Joan Hambidge** beklee die Hofmeyr-leerstoel aan die Universiteit van Kaapstad. Sy is ’n digter, teoretikus en resensent. Haar jongste publikasies is die digbundel *Indeks* (2016) en ’n bundel vertalings *The Coroner’s Wife*, wat in 2018 by Dryad Press verskyn het. Sy het ’n blog: *Woorde wat weeg*. Sy het in 2015 ’n libretto vir Kaapstad Opera geskryf: *Anti-Laius*. Sy skryf romans en werk tans aan een getiteld *Kopiïs*.

Die digter, vertaler en bloemleser **Daniel Hugo** was ’n lektor in die Afrikaanse en Nederlandse letterkunde aan die Universiteit van die Vrystaat waar hy in die 1980’s ’n kollega van Jaap Steyn was. Daarna was hy ’n omroeper by die Afrikaanse radiodiens van die SAUK, waar hy verantwoordelik was vir die literêre programme. Hy ontvang twee keer die Suid-Afrikaanse Akademie vir Wetenskap en Kuns se vertaalprys. Daar het reeds 16 digbundels uit sy pen verskyn – die jongste is *Openbare domein* van 2018.

**Ernst Kotzé** het, ná Christo van Rensburg se afsterwe, ingestem om hoofstuk 2 by te werk en af te rond. Hy is emeritusprofessor aan die Nelson Mandela Metropolitaanse Universiteit (Port Elizabeth), en navorsingsgenoot en dosent in forensiese linguistiek aan die Noordwes-Universiteit (Potchefstroom). Hy studeer aan die Universiteite van Kaapstad (BA & BA (Hons)) en die Witwatersrand (MA & PhD). Sy navorsingsgebiede sluit in algemene taalwetenskap en sosiolinguistiek, Afrikaanse taalkunde, leksikografie, taalbeplanning en -beleid, historiese taalkunde, vertaalkunde en forensiese linguistiek. Hy was voorheen voorsitter van die Taalkommissie van die SA Akademie vir Wetenskap en Kuns.

**Heinrich Matthee** is ’n politieke ontleder vir bedrywe en nie-regeringsorganisasies in die Midde Ooste. Hy is die skrywer van *Muslim identities and political strategies* (2008) en publikasies oor konflikstudies en politieke ekonomie, en die redakteur van *Kultuurvryheid en Selfbestuur: Keuses van klein groepe wêreldwyd* (2017). Hy is ook die stigter van die Pionier-Instituut in Nederland en ’n lid van die Suid-Afrikaanse Akademie vir Wetenskap en Kuns.

**Bernard Odendaal** is sedert 2012 die direkteur van die ATKV-Skryfskool van die Noordwes-Universiteit. Sy debuutdigbundel, *Onbedoelde land*, het in 2007 by Tafelberg verskyn. Gedigte daaruit is opgeneem in verskeie bloemlesings, waaronder *Groot verseboek*. As liedteksskrywer en -vertaler het hy meegewerk aan vyf CD's. Naas meer as vyftig akademiese artikels en boekbydraes, is hy ook die skrywer van meer as tweehonderd resensies en rubrieke vir koerante, tydskrifte en internet-webblaaie. 'n Keur uit sy rubrieke (*Woorde hul storie sien ken*) is in 2016 deur Naledi gepubliseer.

**Corlietha Swart** doseer Afrikaanse taalkunde aan die Universiteit van die Vrystaat, waar sy tans aan 't skryf is aan 'n proefskrif oor die Nasionale Afrikaanse Letterkundige Museum en Navorsingsentrum (NALN). Naas talle ander gemeenskapsdienste wat sy lewer, is sy die voorsitter van die tradisieryke Bloemfonteinse Skrywersvereniging. In 2014 is sy met die Bloemfontein Roos-toekenning vereer vir letterkunde- en gemeenskapsdiens. Naas taalrubrieke vir Bloemfonteinse streekskoerante, is sy die skrywer van verspreid gepubliseerde verhale en gedigte.

**H.P. (Hennie) van Coller** is uitstaande professor emeritus (UV) en buitengewone professor (NWU). Hy het meer as 130 artikels en hoofstukke en 'n twintigtal boeke (as skrywer of redakteur) op sy naam en is die redakteur van *Perspektief en profiel* (in 3 dele) en skrywer en hoof-redakteur van *Verbintenis en venster. Die Nederlandse letterkunde van aanvang tot hede. 'n Afrikaanse literatuurgeskiedenis*. Hy het ook 'n digbundel en vertalings van gedigte uit die Nederlands gepubliseer.

**Chris van der Merwe** is 'n emeritusprofessor van die Universiteit van Kaapstad, waar hy vir byna 40 jaar dosent was in Afrikaanse en Nederlandse letterkunde. Hy is die skrywer van verskeie akademiese artikels in Afrikaans, Nederlands en Engels, en is die outeur of mede-outeur van sestien boeke oor die letterkunde. Vir sy werk as literêre kritikus het hy in 1994 die toekenning "SA joernalis van die jaar" ontvang, en in 2009 die Gustav Preller-prys van die SA Akademie vir Wetenskap en Kuns.

**Anthea van Jaarsveld** is ’n dosent in die departement Drama en Teaterkuns aan die Universiteit van die Vrystaat (waar sy voorheen in die vakgroep Afrikaans en Nederlands klas gegee het). Sy doseer drama en teaterkunde en publiseer in haar vakterrein, naamlik oor Afrikaanse en Nederlandse drama- en filmwerk, asook drama-, teater- en filmkunde. Sy is tans besig met ’n uitgebreide projek oor die *Argivering van die Afrikaanse film*.

**Angelique van Niekerk** is ’n medeprofessor in die departement Afrikaans en Nederlands, Duits en Frans aan die Universiteit van die Vrystaat (UV). Haar belangstelling in vreemdetaalonderrig is die dryfveer agter die ontwikkeling van geakkrediteerde kortleerprogramme vir onderskeidelik Afrikaans en Nederlands as vreemdetaal aan die UV. Haar navorsingswerk fokus op toegepaste linguistiek binne die dissiplinêre velde semantiek, pragmatiek, diskoersanalise en, in die besonder, op die talige aard van advertensiekommunikasie. Sy lewer talle geakkrediteerde publikasies binne die Afrikaanse taalkunde sowel as kommunikasiewetenskappe.

**Christo (Janse) van Rensburg** was ’n navorsingsgenoot aan die Noordwes-Universiteit. Voorheen het hy, as vakkundige in Afrikaans, leiersposisies beklee aan die Universiteite van Pretoria en die Vrystaat. ’n Indrukwekkende lys publikasies oor die geskiedenis van Afrikaans en sy variëteite, waarvan *Van Afrikaans gepraat* die mees onlangse is, getuig van sy durende geboeidheid met sy vakgebied. In 2018, kort voor sy dood, is hy dienooreenkomstig vereer met twee prestigetoekennings: die Jan H. Marais-prys vir sy lewenslange vakbydrae, en die SA Akademie vir Wetenskap en Kuns se C.J. Langenhovenprys vir taalwetenskap. Hoofstuk 2 van hierdie boek was een van die laaste navorsingsverslae waaraan hy werksaam was.

**Hein Viljoen** is ’n navorsingsgenoot aan die Noordwes-Universiteit ná sy aftrede as professor in Afrikaanse en Nederlandse letterkunde aldaar. Sy navorsing het gefokus op Suid-Afrikaanse letterkunde na 1980 en op die Afrikaanse poësie. Saam met Chris van der Merwe het hy *Alkant olifant* (1988) geskryf, ’n inleiding tot die literêre teorie. Hulle het ook drie versamelings essays help redigeer (*Storyscapes,* 2004; *Beyond the threshold,* 2007; *Crossing borders, dissolving boundaries*, 2013). Sy navorsing fokus tans op landskap, kreolisering en hibriditeit in die Afrikaanse letterkunde. Hy het ook twee digbundels (*Waterkristal*, 1982; *Holtrom en groot kabaal*, 2007) en ’n moderne epiese gedig (*Brisant*, 2019) gepubliseer.

# Register

Met *J.C. Steyn en Afrikaans – 'n viering* huldig 'n aantal bekende (Afrikaanse) taal- en letterkundiges en digters vir J.C. (Jaap) Steyn aan die begin van die negende dekade van sy lewe, maar ook die taal wat hy met sy lewenswerk gedien het. In veral die vakkundige bydraes word sy akademiese werk – as taalkundige, taalhistorikus, biograaf, digter en kreatiewe skrywer – belig. Die afwisseling van taalkundige, letterkundige en skeppende bydraes wil iets weergee van die verskeidenheid van Jaap Steyn se lewenswerk. Die briefwisseling tussen Steyn en prof. Elize Botha (1973 tot 1991) is die enigste plek waar Steyn self uitvoerig aan die woord gestel word. Dit betref 'n tydperk waarin van sy belangrikste werksaamhede as kreatiewe skrywer plaasgevind het. Steyn se briewe getuig van sy gebruiklike deeglikheid, maar ook van sy eiesoortige taalvernuf, persoonlike nederigheid en oopheid vir kritiek. In baie van die skeppende bydraes word juis op hierdie persoonlikheidseienskappe gefokus én op die onvermydelike sloping wat die ouderdom meebring. Dit is opvallend dat baie van die taalkundige bydraes aspekte belig waaroor Steyn self uitvoerig gepubliseer het en soos 'n goue draad loop deur sy taalkundige werk: die geskiedenis van Standaardafrikaans en die stryd om die erkenning van Afrikaans as selfstandige, amptelik erkende, en deeglik gestandaardiseerde taal, asook die fokus op identiteit, taalverandering en taalhouding. In letterkundige bydraes weer is dit opvallend hoeveel daarvan konsentreer op die "grens-gegewe": selfdoding, die periferale situasie van homoseksuele en bejaardes, die komplekse verhouding tussen outeur en karakter in die biografie, kultuurgrensoorskrydings en grensdeurbreking op die terreine van die narratologie en genre.

SUNBONANI SCHOLAR

ISBN 978-1-928424-33-8

9 781928 424338